# NUWE TESTAMENT EN PSALMS

*'n Direkte Vertaling*



**AFRIKAANS**
'n Direkte Vertaling
NT & PS 2014

**bybelgenootskap**
van suid-afrika

# NUWE TESTAMENT EN PSALMS

’n Direkte Vertaling



**bybelgenootskap**
van suid-afrika



INHOUD

# VOORWOORD

Die Bybelgenootskap van Suid-Afrika bied graag hierdie publikasie van die *Nuwe Testament en Psalms: 'n Direkte Vertaling* aan as 'n voorsmaak van *Die Bybel: 'n Direkte Vertaling*. Dit is nog nie die finale teks nie, maar verteenwoordig tekste aan die einde van Fase 2 soos hier onder uiteengesit word. Verskeie boeke van hierdie vertaalprojek is reeds aan kerklike lesers vir hulle kommentaar gestuur en ook op die webblad www.bybeldirektevertaling.co.za geplaas.

Die Bybelgenootskap besluit nooit self om 'n Bybelvertaling te maak nie. Feitlik al die kerke wat die Bybel in Afrikaans gebruik, het die Bybelgenootskap versoek om hierdie vertaling voor te berei. Die **vertaalopdrag** wat deur die kerke goedgekeur is, lui: “Skep 'n goed verstaanbare, bronteksgeoriënteerde Afrikaanse vertaling van die Bybel wat geskik is vir voorlesing en gebruik in eredienste, asook vir kategese, Bybelstudie en persoonlike gebruik.” Daar is twee swaartepunte in hierdie opdrag, naamlik **so getrou moontlik aan die bronteks** en **in goed verstaanbare Afrikaans**.

**So getrou moontlik aan die bronteks** impliseer nie net dat die vertaling 'n getroue weergawe van die betekenis van die bronteks moet wees nie, maar ook dat die bronteks se beelde, metafore, styl en struktuur so ver moontlik behou moet word. Kortom: Daar word gepoog om in hierdie vertaling alles wat kenmerkend van die bronteks is, getrou weer te gee.

Die kwalifikasie **in goed verstaanbare Afrikaans** impliseer onder andere dat die vertaling 'n duidelike, maar steeds getroue, weergawe van die betekenis van die bronteks en van hoë letterkundige gehalte moet wees. Hierdie *direkte vertaling* streef daarna om die bronteks van die Bybel só te vertaal asof die skrywers se woorde *direk* aangehaal word, met ander woorde asof hulle self in hulle eie tyd aan die woord gestel word, maar dan in vloeiende, idiomatiese Afrikaans. In hierdie opsig verskil die vertaling van 'n woord-vir-woord vertaling.

Die vereiste van **getrouheid aan die bronteks** hou onder meer in dat hierdie vertaling nie aangepas word by die leefwêreld van vandag nie. Dit weerspieël die Bybelse leefwêreld. Woorde vir metrieke mate en gewigte word byvoorbeeld nie gebruik nie. Die terminologie van die

brontaal (soos *sikkels, handbreedte, el* en *dagreis*) word gehandhaaf. Kenmerkend van die vertaling is ook die aanbring van voetnote om noodsaaklike inligting aan lesers te verskaf. Dit gaan oor probleme in die bronteks, bepaalde vertaalbesluite asook verduidelikings van sosiokulturele sake wat noodsaaklik is vir die verstaan van die vertaling. Verder is die vorm van liedere en gedigte belangrik met die oog daarop dat die eie aard van Bybelse poësie so ver moontlik behoue bly.

**Voornaamwoorde:** Wanneer, in die vertaling, Jesus hoflik of eerbiedig aangespreek word, word "U/Uself" gebruik. Maar wanneer Jesus afwysend of aggressief aangespreek word, word "jy/jouself" gebruik, en "hy/hom" wanneer so 'n spreker (of iemand wat Jesus nog nie as Messias aanvaar nie) oor Jesus praat. Wanneer die bronteks slegs 'n voornaamwoord gebruik (hy, sy, hulle) en daar in Afrikaans onduidelikheid kan ontstaan oor na wie daar verwys word, word die voornaamwoord deur die persoonsnaam vervang sonder om dit telkens in 'n voetnoot te verduidelik.

**Voetnote**

— wat slegs na 'n enkele woord of frase verwys, word met 'n letter van die alfabet ná die laaste woord ter sprake, aangedui. Die eerste en laaste woorde van die frase baken as trefwoorde die frase af, soos in Matt 5:21 waar "dat … gesê is" die frase **"dat** aan die voorgeslagte **gesê is"** in die teks aandui;

— wat na 'n vers (of meer as een vers) as geheel verwys, word met 'n letter van die alfabet aan die begin van die vers(e) aangedui, soos in Matt 2:18 of Matt 12:18-21.

— Voetnote wat ooreenstem met die inskrywing in die woordelys word nie met 'n • gemerk nie.

**Kruisverwysings**

— na ander tekste wat betrekking het op 'n vers (of meer as een vers) as geheel, word slegs met die hoofstuk en vers aangedui, soos in Joh 1:3;

— na ander tekste wat slegs betrekking het op 'n woord, frase of gedeelte van 'n vers, word met die eerste en laaste woorde van die frase (soos by voetnote) ná die hoofstuk en versverwysing aangedui, soos in Joh 1:21;

— wat betrekking het op 'n aanhaling uit die Ou Testament waar die aanhaling se reikwydte twee of meer verse beslaan — maar nie die betrokke verse as geheel nie — word met trefwoorde aangedui om enige misverstand oor die reikwydte van die bepaalde kruisverwysing te voorkom, soos in Hand 7:6-7 en Hand 7:42-43;

— na tekste in die Ou Testament, asook kruisverwysings onder opskrifte wat na ander perikope met ooreenstemmende inhoud verwys, word gewoonlik so geplaas dat die tekste of perikope waarin die grootste ooreenkomste aanwesig is, eerste geplaas word, soos in Heb 13:5.

Die **woordelys** wat aan die einde van die publikasie voorkom, bevat 'n lys sake en terme wat in voetnote verduidelik word, met meestal 'n meer uitgebreide definisie as in die voetnoot. Dit is dus raadsaam om steeds die woordelys te raadpleeg oor woorde wat in 'n voetnoot verklaar word. Voetnote wat slegs enkele kere in die teks verskyn, word nie opgeneem nie. Woorde waarvan die betekenis by die leser oor die algemeen as goed bekend veronderstel word, of wat dikwels in die vertaling voorkom, maar waarvan daar 'n verklaring in die woordelys gegee word, word in die vertaling met 'n • gemerk om die leser na die woordelys te verwys. Woorde in die woordelys met 'n • gemerk, word elders in die woordelys behandel.

**Afkortings** van die boekname van die Bybel is merendeels dieselfde as in die 1983-vertaling. Die afkorting LXX dui die Griekse vertaling van die Ou Testament, die Septuaginta, aan. Omdat die Septuaginta die vertaling is wat in die vroeë kerk gebruik is, haal die skrywers van die Nuwe Testament meesal hieruit aan. Wanneer daar in die Nuwe Testament 'n kruisverwysing na die Ou Testament is met **LXX** daarna (soos in Op 1:8), beteken dit dat die aanhaling uit of toespeling op die Ou Testament ooreenstem met die Griekse vertaling en dat dit in hierdie bepaalde geval opmerklik verskil van die Hebreeuse bronteks. Wanneer daar in die Ou Testament 'n kruisverwysing na die Nuwe Testament voorkom met **LXX** ná die teks (soos in Ps 4:5), stem die Nuwe Testament ook met die **LXX** ooreen.

Die **brontekste** wat gebruik word, is die produk van jare se toegewyde navorsing deur kundiges op die terrein van teksoorlewering. Daarom word dit wêreldwyd as die betroubaarste Bybelteks beskou en word dit sonder enige uitsondering deur alle lede van die Wêreldbond van Bybelgenootskappe gebruik. Die bronteks vir die **Ou Testament** is die vierde uitgawe van **Biblia Hebraica Stuttgartensia (BHS4),** uitgegee deur die Deutsche Bibelgesellschaft, Stuttgart, 1990. Vir die **Nuwe Testament** is die bronteks die vierde uitgawe van die Wêreldbond van Bybelgenootskappe se **Greek New Testament (UBS4 rev),** uitgegee deur die United Bible Societies en die Deutsche Bibelgesellschaft, Stuttgart, 1994.

Die **vertaalproses** behels vyf fases:

In **Fase 1** word eers 'n baie noukeurige vertaling van elke Bybelboek voorberei deur boekspanne wat bestaan uit Ou- en Nuwe-Testamentiese eksegete, Hebreeuse en Griekse brontaalkenners, Afrikaanse taalkundiges en letterkundiges.
In **Fase 2** word die vertaling deur Redaksionele Komitees geredigeer. Die Redaksionele Komitees bestaan uit eksegete, brontaalkenners, taalkundiges, letterkundiges en vertaalkundiges.
In **Fase 3** word die tekste gestuur na kerklike lesers wat deur die onderskeie kerke benoem is. Dit word ook op die webwerf www.bybeldirektevertaling.co.za geplaas vir kommentaar deur die publiek. Alle kommentaar word in die lig van die bronteks en vertaalopdrag oorweeg en waar nodig, word aanpassings gemaak.
In **Fase 4** word gekontroleer of uitdrukkings en woorde so konsekwent moontlik deur die hele Bybel vertaal is.
In **Fase 5** word die teks deur die Begeleidingskomitee (wat beginselbesluite neem) gefinaliseer en aan die Bybelgenootskap voorgelê vir publikasie.

Die Bybelgenootskap van Suid-Afrika vertrou dat hierdie publikasie van die *Nuwe Testament en Psalms: 'n Direkte Vertaling* u met groot verwagting sal laat uitsien na die bekendstelling van die volledige Bybel.

# DIE EVANGELIE VOLGENS
# MATTHEUS



**Inleiding**

Oor die tyd van ontstaan is daar onsekerheid. Aangesien Mattheus van *Markus* gebruik maak, moes *Die Evangelie volgens Mattheus* ná *Markus* ontstaan het. Indien ons aanvaar dat *Markus* in die tydperk rondom 65 nC in Rome geskryf is en dat *Mattheus* êrens in Klein-Asië ontstaan het, moes daar 'n tydperk verloop het voordat die volledige *Markusevangelie* in Klein-Asië beskikbaar was. Verder aanvaar baie navorsers dat die verwysing na die afbranding van die stad van diegene wat nie na die koning se bruilofsmaaltyd wou kom nie (Matt 22:7), 'n terugflits is na die vernietiging van Jerusalem wat in 70 nC plaasgevind het. As alle faktore in ag geneem word, kan ons aanvaar dat *Mattheus* tussen 70 en 80 nC, of miskien selfs effens later, ontstaan het.

Oor die plek van ontstaan is daar ook onsekerheid. Hierdie Evangelie kon heel moontlik in die Siriese stad Antiogië of verder suid in die destydse Sirië, of selfs Galilea ontstaan het.

Die naam van die boek *Mattheus* word verbind met die voormalige tollenaar en latere apostel met dieselfde naam (Matt 9:9; 10:3). In *Markus* en *Lukas* word hy ook Levi genoem. Die *Mattheusevangelie* se voorliefde vir die naam *Mattheus* vind weerklank by die vroegkerklike tradisie wat ons by Papias (±135 nC) aantref, waarvolgens Mattheus hierdie Evangelie geskryf het. Oor of die apostel Mattheus inderdaad die skrywer was, bly daar egter histories onsekerheid.

Uit *Die Evangelie volgens Mattheus* blyk dat die eerste lesers waarskynlik Grieksprekende Jode of ten minste volgelinge van Jesus met 'n sterk Joodse agtergrond was, en dat hulle in 'n stryd gewikkel was om teenoor die Jode, met hulle sterk beklemtoning van die wet van God, hulle eie identiteit as volgelinge van Jesus te ontdek.

*Mattheus* behoort tot die evangelie-genre. Dit hou in dat die historiese gegewens omtrent Jesus in 'n verhaalvorm gegiet word waarin onder meer karakteruitbeelding, sowel as seleksie en verwerking van materiaal, 'n belangrike rol speel. Verder bevat die Evangelie 'n sterk verkondigingselement. *Mattheus* gee nie maar net koue feite weer nie, maar bied dit so aan dat sy lesers beweeg word om volgelinge van Jesus te word.

Temas wat deurlopend in *Mattheus* voorkom, is die klem op die koninkryk van die hemele, die uitleef van die wet van God in terme van liefde en barmhartigheid (5:20; 23:23), onderlinge verhoudings in die kerk (net *Mattheus* onder die Evangelies gebruik die woord "kerk", 16:18; 18:17), gelowiges se sending na die wêreld (28:18-20); en die Here Jesus se teenwoordigheid by sy mense tot aan die einde van die wêreld (1:23; 18:20; 28:20).

*Mattheus* se vertelling van Jesus se optrede en prediking word noukeurig opgebou. Dit bevat vyf groot eenhede waarin Jesus se lering vervat is (vgl hoofstukke 5 — 7; 10; 13; 18 en 23 — 25), wat telkens afgesluit word met die frase "Toe Jesus sy redevoering voltooi het" of klein variasies daarop (vgl 7:28; 11:1; 13:53; 19:1 en 26:1).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1 — 4 Jesus se geboorte en die voorbereiding vir sy optrede
- 5 — 7 Onderrig: Die bergrede
- 8 — 9 Kragtige dade van Jesus

10 Onderrig: Jesus gee opdragte aan die twaalf
11 — 12 Jesus se uitnodiging word verwerp
13 Onderrig: Gelykenisse van die koninkryk
14 — 17 Jesus deur Israel verwerp, maar deur sy dissipels bely
18 Onderrig: Verhoudings in die kerk
19 — 22 Die dissipels se onbegrip; Jesus in Jerusalem
23 — 25 Onderrig: Oordeel en koms van die koninkryk
26 — 28 Jesus se verhoor, kruisiging en opstanding

**Die geslagsregister van Jesus**

(Luk 3:23-38)

**1** 1 Die geslagsregister* van Jesus Christus[a], die •Seun van Dawid,*
die Seun van Abraham:*

2 *Abraham het Isak verwek
Isak het Jakob verwek
Jakob het Juda en sy broers verwek
3 *Juda het Peres en Serag by Tamar verwek
Peres het Gesron verwek
Gesron het Ram verwek
4 *Ram het Amminadab verwek
Amminadab het Nagson verwek
Nagson het Salmon verwek
5 Salmon het Boas by Ragab verwek
Boas het Obed by Rut verwek
Obed het Isai verwek
6 en Isai het Dawid, die koning, verwek.*

Dawid het Salomo by die vrou van Urija verwek*
7 *Salomo het Rehabeam verwek
Rehabeam het Abia verwek
Abia het Asa verwek
8 Asa het Josafat verwek
Josafat het Joram verwek
Joram het Ussia verwek
9 Ussia het Jotam verwek
Jotam het Agas verwek
Agas het Hiskia verwek
10 Hiskia het Manasse verwek
Manasse het Amon verwek
Amon het Josia verwek
11 en in die tyd van die wegvoering na Babilon* het Josia Jojagin
en sy broers verwek.*

12 Ná die wegvoering na Babilon het Jojagin Sealtiël verwek
Sealtiël het Serubbabel verwek*
13 Serubbabel het Abihud verwek
Abihud het Eljakim verwek
Eljakim het Asor verwek
14 Asor het Sadok verwek

Sadok het Agim verwek
Agim het Elihud verwek
15 Elihud het Eleasar verwek
Eleasar het Mattan verwek
Mattan het Jakob verwek
16 Jakob het Josef verwek, die man van Maria, uit wie Jesus wat bekend staan as Christus,* gebore is.

17 Al die geslagte dan van Abraham tot by Dawid was veertien geslagte,
en van Dawid tot by die wegvoering na Babilon veertien geslagte,
en van die wegvoering na Babilon tot by die Christus[b] veertien geslagte.

**Die geboorte van Jesus Christus**

(Luk 2:1-7)

18 Die geboorte van Jesus Christus[c] het soos volg verloop. Toe
Maria, sy moeder, reeds aan Josef verloof was,* maar nog voordat
hulle gemeenskap gehad het,[d] het dit geblyk dat sy swanger geraak
het uit die Heilige Gees.* 19 Omdat hy •regverdig was, maar haar tog
ook nie in die openbaar wou verneder nie,[e] het Josef, haar man,
besluit om in die geheim van haar te skei. 20 Terwyl hy daaroor
nagedink het, het daar skielik 'n engel van die Here in 'n droom aan
hom verskyn en gesê: “Josef, seun van Dawid, moenie bang wees om
Maria as jou vrou by jou te neem[f] nie, want wat in haar verwek is, is
uit die Heilige Gees. 21 Sy sal geboorte gee aan 'n seun en jy moet
Hom Jesus[g] noem, want Hy sal sy volk van hulle sondes verlos.*” 22
Dit het alles gebeur sodat wat die Here deur die profeet gesê het,
vervul kon word:

23 “Kyk, die maagd sal swanger word
en aan 'n seun geboorte gee
en hulle sal Hom Immanuel noem,”[h] —

wat, as dit vertaal word, beteken: “God is met ons.”*

24 Toe Josef uit die slaap wakker word, het hy gemaak soos die
engel van die Here hom beveel het en haar as sy vrou by hom geneem.
25 Hy het nie met haar gemeenskap gehad totdat sy aan 'n seun
geboorte gegee het nie. En hy het Hom Jesus genoem.*

### Sterrekenners uit die Ooste bewys eer aan Jesus

**2** 1 Toe Jesus in Betlehem, Judea, gebore is,[*] in die dae van koning
Herodes,[i][*] het daar sterrekenners[j] uit die Ooste in Jerusalem
aangekom. 2 Hulle het gevra: "Waar is die koning van die Jode wat
gebore is? Want ons het sy ster in die Ooste gesien[*] en ons het gekom
om eer aan Hom te bewys." 3 Toe koning Herodes dit hoor, was hy
ontsteld, en die hele Jerusalem saam met hom. 4 En nadat hy al die
leierpriesters en skrifkenners uit die volk bymekaar geroep het, het hy
by hulle navraag gedoen waar die Christus[k] gebore sou word. 5 Hulle
het vir hom gesê: "In Betlehem,[*] Judea, want so staan daar deur die
profeet geskryf,

> 6 [l]" 'En jy, Betlehem, in die grondgebied van Juda,
> jy is glad nie die geringste onder die regeerders van Juda nie.
> Want uit jou sal daar 'n leier kom
> wat my volk Israel as herder sal lei.[*]' "

7 Daarop het Herodes, nadat hy die sterrekenners in die geheim
ontbied het, noukeurig by hulle navraag gedoen oor wanneer die ster
verskyn het, 8 en hulle toe na Betlehem gestuur met die opdrag: "Gaan
vind alles noukeurig uit omtrent die Kind; en wanneer julle Hom
gekry het, laat my weet, sodat ek ook kan gaan en aan Hom eer
bewys."

9 Nadat hulle gehoor het wat die koning sê, het hulle vertrek. En
kyk, die ster wat hulle in die Ooste gesien het,[*] het voor hulle uit
beweeg totdat dit tot stilstand gekom het reg bo die plek waar die
Kind was. 10 Toe hulle die ster sien, het hulle 'n onbeskryflike groot
vreugde ervaar. 11 Nadat hulle die huis binnegegaan het, het hulle die
Kind by Maria, sy moeder, gesien[*] en neergekniel en aan Hom eer
bewys.[m] Toe het hulle hulle skatte oopgemaak en vir Hom geskenke
aangebied: goud, wierook en mirre. 12 En omdat hulle in 'n droom 'n
goddelike waarskuwing ontvang het[*] om nie na Herodes terug te keer
nie, het hulle met 'n ander pad langs na hulle land teruggegaan.

### Die vlug na Egipte

13 Nadat die sterrekenners teruggekeer het, het daar 'n engel van die
Here in 'n droom aan Josef verskyn[*] en gesê: "Staan op, neem die Kind
en sy moeder en vlug na Egipte, en bly daar totdat ek weer vir jou
opdrag gee; want Herodes[n] is van plan om die Kind te soek en Hom
dood te maak." 14 Josef het toe opgestaan en gedurende die nag met
die Kind en sy moeder na Egipte vertrek. 15 Hy het daar gebly tot

Herodes se dood, sodat vervul sou word wat die Here deur die profeet gesê het: "Uit Egipte het Ek my Seun geroep."[o]

**Die kindermoord**

16 Toe Herodes agterkom dat hy deur die sterrekenners om die bos gelei is, was hy briesend. En hy het in Betlehem en die hele omliggende gebied al die seuntjies van twee jaar en jonger om die lewe laat bring, in ooreenstemming met die tyd wat hy noukeurig van
die sterrekenners verneem het. 17 Toe is vervul wat deur die profeet Jeremia gesê is:

18 [p]"'n Stem is in Rama gehoor,
'n droewige gehuil en 'n luide rouklag,
Ragel huil oor haar kinders,
en sy weier om vertroos te word,
omdat hulle nie meer daar is nie."

**Die terugkeer uit Egipte**

19 Nadat Herodes[q] gesterf het, het daar in Egipte 'n engel van die Here in 'n droom aan Josef verskyn*
20 en gesê: "Staan op, neem die Kind en sy moeder en gaan na die land Israel, want die mense wat die Kind om die lewe wou bring, is dood."[r]
21 Hy het opgestaan en die Kind en sy moeder saamgeneem en in die land Israel aangekom.
22 Maar toe hy hoor dat Argelaos[s] in die plek van sy vader Herodes oor Judea regeer, was hy bang om daarheen te gaan. Nadat hy in 'n droom 'n goddelike boodskap ontvang het,* het hy na die landstreek Galilea
vertrek 23 en in 'n dorp met die naam Nasaret gaan woon,* sodat vervul sou word wat deur die profete gesê is: "Hy sal 'n Nasarener genoem word."[t]

### Die optrede van Johannes die Doper

(Mark 1:2-8; Luk 3:1-9,15-17; Joh 1:19-28)

**3** 1 In daardie tyd het Johannes die Doper in die openbaar begin
optree en in die woestyn[u] van Judea verkondig: 2 "Bekeer julle, want
die •koninkryk van die hemele is op hande."*
3 Hy was immers die een van wie die profeet Jesaja gepraat het toe
hy gesê het:

"'n Stem van iemand wat roep in die woestyn,
'Maak die pad vir die Here gereed,
maak sy paaie reguit.' "[v]

4 Hierdie Johannes het 'n kleed van kameelhaar* gedra, met 'n
leergordel om sy heupe, en sy kos was sprinkane en wilde heuning.
5 In dié tyd het daar inwoners van Jerusalem, die hele Judea en die
hele Jordaanomgewing na hom gegaan, 6 en hulle is deur hom in die
Jordaanrivier gedoop, terwyl hulle hulle sondes bely het.
7 Maar toe hy sien dat baie van die •Fariseërs en •Sadduseërs na sy
doop kom, het hy vir hulle gesê: "Julle addergeslag,* wie het julle
wysgemaak dat julle aan die dreigende oordeel kan ontkom?* 8 Dra
liewer vrugte wat by die bekering pas. 9 En moenie eers oorweeg om
by julleself te sê, 'Ons het Abraham as voorvader'* nie, want ek sê vir
julle, God kan uit hierdie klippe kinders vir Abraham verwek. 10 Die
byl lê reeds gereed teen die wortel van die boom. Elke boom wat nie
goed vrug dra nie, word uitgekap en in die vuur gegooi.* 11 Ek doop
julle wel met water* met die oog op bekering,* maar Hy wat ná my
kom,* is sterker as ek, en ek is nie eers werd om sy sandale vir Hom
aan te dra[w] nie. Hy sal julle met die Heilige Gees en met vuur doop.*
12 Sy hooivurk is in sy hand. Hy sal sy dorsvloer deeglik skoonmaak
en sy koring in die skuur versamel,* maar die kaf sal Hy met 'n
onblusbare vuur verbrand."

### Jesus word gedoop

(Mark 1:9-11; Luk 3:21-22; Joh 1:29-34)

13 Toe het Jesus van Galilea af by die Jordaan aangekom. Hy het na
Johannes gegaan om deur hom gedoop te word. 14 Maar Johannes het
Hom probeer teengaan met die woorde: "Ek behoort deur U gedoop te
word, en U kom na my toe?" 15 Jesus het hom geantwoord: "Laat dit
nou toe, want dit is goed dat ons op hierdie manier alle •geregtigheid
vervul." Johannes het toe ingestem.
16 Nadat Jesus gedoop is, het Hy dadelik uit die water opgestaan.

Meteens het die hemele[x] vir Hom oopgegaan en Hy het die Gees van God soos 'n duif op Hom sien neerdaal.* **17** En kyk, 'n stem uit die hemele het gesê: “Dit is my geliefde Seun oor wie Ek My verheug.”[y]

### Jesus word versoek

(Mark 1:12-13; Luk 4:1-13)

**4** 1 Hierna is Jesus deur die Gees die woestyn[z] ingelei om deur die
duiwel versoek te word.[*] 2 Vir veertig dae en veertig nagte het Hy
gevas,[*] en later honger geword. 3 Die versoeker kom toe nader en sê
vir Hom: "As jy die •Seun van God is,[*] sê dat hierdie klippe brode
moet word." 4 Maar Jesus antwoord: "Daar staan geskryf,

" 'Die mens leef nie net van brood nie,
maar van elke woord
wat uit die mond van God kom.' "[*]

5 Toe neem die duiwel Jesus na die heilige stad[*] en laat Hom op die
hoogste punt van die tempel staan 6 en sê vir Hom: "As jy die Seun
van God is,[*] spring hier af! Daar staan immers geskryf,

" 'Wat jou betref, Hy sal sy engele opdrag gee
en hulle sal jou op hulle hande dra,
sodat jy nie dalk jou voet teen 'n klip stamp nie.'[*]"

7 Jesus sê vir hom: "Daar staan ook geskryf, 'Jy mag die Here jou God
nie versoek nie.'[*]"

8 Hierna neem die duiwel Hom na 'n baie hoë berg en wys Hom al
die koninkryke van die wêreld in hulle prag, 9 en sê vir Hom: "Dit
alles sal ek vir jou gee, as jy neerkniel en my aanbid.[*]" 10 Toe sê Jesus
vir hom: "Gaan weg, Satan,[a] want daar staan geskryf,

" 'Die Here jou God moet jy aanbid
en Hóm alleen dien.'[*]"

11 Toe het die duiwel Hom met rus gelaat, en kyk, daar het engele
gekom en Hom versorg.

### Jesus begin met sy verkondiging

(Mark 1:14-15; Luk 4:14-15)

12 Toe Jesus hoor dat Johannes[b] in hegtenis geneem is,[*] het Hy na
Galilea teruggekeer. 13 Hy het Nasaret verlaat en in Kapernaum by die
see gaan woon,[*] in die gebied van Sebulon en Naftali, 14 sodat wat
deur die profeet Jesaja gesê is, vervul sou word:

15 [c]"Land van Sebulon en land van Naftali,

op pad na die see en oorkant die Jordaan,
Galilea van die heidene:
16 *Die volk wat in duisternis woon
het 'n groot lig gesien;
vir hulle wat in die gebied en skadu van die dood leef,
het 'n lig opgegaan.”

17 Van toe af het Jesus met sy verkondiging begin en gesê: “Bekeer
julle, want die •koninkryk van die hemele is op hande.”*

### Die roeping van die eerste dissipels

(Mark 1:16-20; Luk 5:1-11; Joh 1:40-42)

18 Terwyl Jesus langs die See van Galilea[d] loop, het Hy twee broers
gesien, Simon wat •Petrus genoem word, en Andreas sy broer.* Hulle
was besig om 'n net in die see uit te gooi, want hulle was vissers. 19 Hy
sê vir hulle: “Volg My! En Ek sal julle vissers van mense maak.” 20
Hulle het onmiddellik hulle nette gelos en Hom gevolg.

21 Toe Hy daarvandaan verder loop, sien Hy twee ander broers:
Jakobus, die seun van Sebedeus, en Johannes, sy broer. Hulle was
saam met hulle vader, Sebedeus, in die skuit besig om hulle nette heel
te maak, en Hy het hulle geroep. 22 Hulle het onmiddellik die skuit en
hulle vader verlaat en Hom gevolg.

### Jesus genees baie mense

(Mark 3:7-8; Luk 6:17-19)

23 *En Jesus het deur die hele Galilea rondgegaan, in hulle
•sinagoges onderrig gegee, die evangelie van die koninkryk verkondig,
en elke siekte en elke kwaal onder die volk genees. 24 *Die nuus oor
Hom het deur die hele Sirië versprei. Hulle het almal wat ongesteld
was en almal wat aan allerlei siektes en pyne gely het, na Hom
gebring, ook almal wat deur demone besete en maansiek[e] was en
verlamdes — en Hy het hulle genees. 25 *Groot skares het Hom gevolg:
uit Galilea en Dekapolis[f] en Jerusalem en Judea en van oorkant die
Jordaan af.

**Die bergrede: Die geseëndes**

(Luk 6:20-23)

**5** 1 Toe Jesus die skare sien, het Hy teen die berg opgegaan. Hy het
gaan sit en sy dissipels het na Hom gekom.
2 Hy het begin praat[g] en hulle geleer en gesê:

3 "Geseënd is dié wat geestelik arm is,
want aan hulle behoort die •koninkryk van die hemele.
4 Geseënd is die mense wat treur,
want hulle sal vertroos word.*
5 Geseënd is die sagmoediges,
want hulle sal die aarde erf.*
6 Geseënd is dié wat honger en dors na •geregtigheid,
want hulle sal versadig word.
7 Geseënd is die barmhartiges,
want hulle sal barmhartigheid ontvang.*
8 *Geseënd is die mense wat suiwer van hart is,
want hulle sal God sien.
9 Geseënd is die vredemakers,*
want hulle sal kinders[h] van God genoem word.
10 Geseënd is die mense wat vervolg word ter wille van geregtigheid,*
want aan hulle behoort die koninkryk van die hemele.

11 *"Geseënd is julle wanneer die mense julle om My ontwil beledig
en vervolg en vals beskuldig van alles wat sleg is. 12 Wees bly en jubel
omdat julle beloning groot is in die hemele.[i] Hulle het immers die
profete vóór julle net so vervolg."*

**Die bergrede: Sout en lig**

(Mark 9:50; 4:21; Luk 14:34-35; 8:16)

13 "Julle is die sout vir die aarde, maar as die sout[j] sy smaak verloor
het, waarmee sal dit weer sout gemaak word? Dit deug vir niks meer
nie, behalwe om buite gegooi te word sodat dit deur die mense
vertrap kan word.
14 "Julle is die lig vir die wêreld.* 'n Stad wat op 'n berg lê, kan nie
weggesteek word nie. 15 *Mens steek ook nie 'n lamp op en sit dit
onder 'n maatemmer[k] nie, maar op 'n lampstaander en so gee dit lig
vir almal in die huis.
16 *"Net so moet julle julle lig voor die mense laat skyn sodat hulle
julle goeie werke kan sien en julle Vader wat in die hemele[l] is, kan

verheerlik.”

**Die bergrede: Jesus en die Wet**

17 [*]“Moenie dink Ek het gekom om die Wet of die Profete[m] af te skaf
nie. Ek het nie gekom om af te skaf nie, maar om te vervul. 18 •*Amen*,
Ek sê vir julle: Die hemel en die aarde kan tot niet gaan maar daar sal
beslis geen jota of tittel van die Wet tot niet gaan nie[*] — totdat alles
vervul is.
19 “Wie dus een van die geringste van hierdie gebooie afskaf[*] en die
mense so leer, sal die geringste in die •koninkryk van die hemele
genoem word. Maar wie dit onderhou en ander daarin onderrig, hy sal
groot genoem word in die koninkryk van die hemele. 20 Want Ek sê vir
julle, as julle •geregtigheid nie aansienlik meer is as dié van die
skrifkenners en die •Fariseërs nie, sal julle beslis nie die koninkryk van
die hemele binnegaan nie.
21 “Julle het gehoor dat aan die voorgeslagte gesê is,[n] ‘Jy mag nie
moord pleeg nie,[*] en wie moord pleeg, is strafbaar voor die reg.’ 22
Maar Ek sê vir julle dat elkeen wat kwaad is vir sy broer,[o] strafbaar
voor die reg is. En wie vir sy broer sê, *‘Raka!’*[p] is strafbaar voor die
Sanhedrin.[q] En wie sê, ‘Jou dwaas!’ is strafbaar in Gehenna[r] met sy
vuur.
23 “En wanneer jy jou offergawe na die altaar bring en daar onthou
dat jou broer iets teen jou het, 24 laat jou offergawe net daar by die
altaar en gaan versoen jou eers met jou broer en gaan gee dan jou
offergawe.
25 “Los 'n geskil met jou teenstander gou op — terwyl jy nog saam
met hom op pad is — sodat die teenstander jou nie aan die regter
oorlewer en die regter jou aan die hofdienaar oorlewer en jy in die
tronk gegooi word nie. 26 •*Amen*, Ek sê vir jou: Jy sal beslis nie daar
uitkom voordat jy die laaste *kwadrant*[s] betaal het nie.[*]
27 “Julle het gehoor dat gesê is, ‘Jy mag nie egbreuk pleeg nie.’[*] 28
Maar Ek sê vir julle, elkeen wat na 'n vrou kyk en haar begeer, het
reeds in sy hart met haar egbreuk gepleeg.
29 [*]“As jou regteroog jou laat struikel, ruk dit uit en gooi dit van jou
af weg. Want dit is voordeliger vir jou dat net een van jou ledemate
verlore gaan as dat jou hele liggaam in Gehenna gegooi word. 30 En as
jou regterhand[t] jou laat struikel, kap dit af en gooi dit weg van jou af.
Want dit is voordeliger vir jou dat net een van jou ledemate verlore
gaan as dat jou hele liggaam in Gehenna beland.
31 “Daar is gesê, ‘Wie van sy vrou skei, moet aan haar 'n skeibrief
gee.’[*] 32 [*]Maar Ek sê vir julle, elkeen wat van sy vrou skei — behalwe
weens owerspel — veroorsaak dat sy egbreuk pleeg, en wie met die
geskeide vrou trou, pleeg ook egbreuk.
33 “Verder het julle gehoor dat vir die voorgeslagte gesê is, ‘Jy mag

nie 'n eed verbreek nie, maar jy moet jou geloftes aan die Here
nakom.’* 34 Maar Ek sê vir julle: Julle moet hoegenaamd nie sweer nie
— nie by die hemel nie, omdat dit die troon van God is;* 35 nie by die
aarde nie,* omdat dit die voetbank vir sy voete is;* nie by Jerusalem
nie, omdat dit die stad van die groot Koning is.* 36 Jy moet ook nie by
jou eie kop sweer nie, want jy kan nie een van jou hare wit of swart
maak nie. 37 *Laat die ‘ja’ uit julle mond werklik ‘ja’ wees, en julle
‘nee’ ‘nee’.* Meer as dit is uit die bose.

38 “Julle het gehoor dat gesê is, ‘'n oog vir 'n oog en 'n tand vir 'n
tand’.* 39 Maar Ek sê vir julle: Moenie 'n slegte mens teengaan nie.
Nee, as iemand jou op jou regterwang klap,* moet jy ook die ander
een vir hom draai. 40 *En as iemand jou voor die hof wil daag en jou
onderkleed wil vat, gee hom ook die bokleed. 41 En as iemand een
myl[u] van jou afdwing,[v] loop twee myl met hom saam. 42 Gee aan wie
van jou iets vra en moet die een wat van jou wil leen, nie wegwys
nie.

43 *“Julle het gehoor dat gesê is, ‘Jy moet jou naaste liefhê,’* en ‘Jou
vyand moet jy haat’. 44 Maar Ek sê vir julle: Julle moet julle vyande
liefhê* en bid vir hulle wat julle vervolg,* 45 sodat julle kinders van
julle Vader in die •hemele kan wees.* Hy laat immers sy son opkom
oor slegte én goeie mense en Hy laat dit reën oor wetsgehoorsames én
wetsverbrekers. 46 As julle diegene liefhet wat vir julle liefhet, verdien
julle dan enige beloning? Maak die •tollenaars nie ook maar so nie? 47
En as julle slegs julle broers groet, wat doen julle meer? Maak die
heidene nie ook maar so nie?

48 *“Wees dus volmaak soos julle hemelse Vader volmaak is.”

**Die bergrede: Oor liefdadigheid**

**6** 1 “Wees op julle hoede dat julle nie julle •geregtigheid voor die
mense beoefen om deur hulle gesien te word nie,* anders is daar vir
julle geen beloning by julle Vader in die •hemele nie.
2 “Wanneer jy liefdadigheid beoefen, moet dit nie uitbasuin soos die
skynheiliges in die •sinagoges en in die strate maak, sodat hulle deur
mense geëer kan word nie. •*Amen*, Ek sê vir julle: Hulle het reeds hulle
volle beloning ontvang. 3 Maar wanneer jy liefdadigheid beoefen,
moet jou linkerhand nie weet wat jou regterhand[w] doen nie, 4 sodat
jou liefdesdaad verborge kan bly. En jou Vader wat sien wat verborge
is, sal jou beloon.”

**Die bergrede: Oor gebed en vas**

(Luk 11:2-4)

5 “En wanneer julle bid, moet julle nie soos die skynheiliges wees
nie, want hulle hou daarvan om in die sinagoges en op die straathoeke
te staan en bid sodat hulle deur die mense gesien kan word.* •*Amen*,
Ek sê vir julle: Hulle het reeds hulle volle beloning ontvang. 6 Maar
wanneer jy bid, gaan na jou binneste kamer,[x] maak jou deur toe* en
bid* tot jou Vader wat in die verborgenheid is, en jou Vader wat in die
verborgenheid sien, sal jou beloon.
7 “Wanneer julle bid, moet julle nie soos die heidene 'n stortvloed
woorde gebruik nie, want hulle dink dat hulle op grond van hulle baie
woorde verhoor sal word. 8 Moenie soos hulle wees nie, want julle
Vader weet wat julle nodig het* nog voordat julle Hom vra.
9 “Daarom moet julle só bid:

“Ons Vader wat in die •hemele is,
laat u Naam geheilig word.*
10 Laat u koninkryk kom.
Laat u wil geskied,*
soos in die hemel, so ook op die aarde.
11 Gee ons vandag ons daaglikse brood.
12 *En vergeef ons ons skulde
omdat ons ook hulle vergeef het
wat teenoor ons skuldig staan.
13 En bring ons nie in versoeking nie,*
maar red ons van die Bose.*[y]

14 *“Want as julle die mense hulle oortredinge vergewe, sal julle
hemelse Vader julle ook vergewe. 15 *Maar as julle die mense nie

vergewe nie, sal julle Vader ook nie julle julle oortredinge vergewe
nie.”

#### Die bergrede: Oor vas

16 “Wanneer julle vas, moenie soos die skynheiliges met hulle lang
gesigte wees nie, want hulle trek hulle gesigte* sodat die mense kan
sien* dat hulle vas. •*Amen*, Ek sê vir julle: Hulle het reeds hulle volle
beloning ontvang. 17 Maar wanneer jy vas, salf jou kop met olyfolie en
was jou gesig[z] 18 sodat jy nie die mense laat sien dat jy vas nie, maar
net jou Vader wat in die verborgenheid is. En jou Vader wat in die
verborgenheid sien, sal jou beloon.”

#### Die bergrede: Soek die koninkryk

(Luk 12:33-34; 11:34-36; 16:13; 12:22-32)

19 “Moenie vir julle skatte op aarde bymekaar maak, waar mot en
roes[a] verniel* en waar diewe inbreek en steel nie. 20 Maar maak vir
julle skatte in die hemel bymekaar,* waar mot en roes nie verniel nie
en waar diewe nie inbreek en steel nie. 21 Want waar jou skat is, daar
sal jou hart ook wees.
22 “Die oog is die lamp van die liggaam. As jou oog suiwer is, sal
jou hele liggaam verlig wees. 23 Maar as jou oog boos is,* sal jou hele
liggaam donker wees. As die lig in jou donker is, hoe groot is die
duisternis nie!
24 “Niemand kan twee base dien nie. Want hy sal óf die een haat en
die ander een liefhê, óf hy sal aan die een lojaal wees en die ander een
verag. Julle kan nie God én Mammon[b] dien nie.
25 “Daarom sê Ek vir julle, moet julle nie bekommer* oor julle lewe,
oor wat julle sal eet, of oor wat julle sal drink, of oor julle liggaam,
wat julle sal aantrek nie. Is die lewe dan nie belangriker as kos en die
liggaam as klere nie? 26 Kyk na die voëls van die hemel: Hulle saai nie
en hulle maai nie en hulle versamel niks in skure nie. Tog sorg julle
hemelse Vader vir hulle.* Is julle nie meer werd as hulle nie?* 27 Wie
van julle kan deur hom te bekommer, een el by sy lewe[c] voeg? 28 En
waarom is julle oor klere bekommerd? Let goed op hoe die
veldblomme groei. Hulle swoeg nie en hulle spin nie. 29 Maar Ek sê vir
julle, selfs Salomo in al sy prag* was nie soos een van hulle geklee nie.
30 As God die gras van die veld, wat vandag daar staan en môre in 'n
oond gegooi word, so klee, hoeveel te meer nie vir julle,
kleingelowiges?
31 “Moet julle daarom nie bekommer en vra, ‘Wat sal ons eet?’ of
‘Wat sal ons drink?’ of ‘Wat sal ons aantrek?’ nie. 32 Dit is immers alles
dinge waarna die heidene soek. Julle hemelse Vader weet tog wat
julle alles nodig het.* 33 *Maar soek bo alles na God se •koninkryk en
sy •geregtigheid, en al hierdie dinge sal vir julle bygevoeg word. 34

Moet julle dus nie bekommer oor môre nie, want môre sal hom oor homself bekommer.* Elke dag het genoeg van sy eie kwaad."

**Die bergrede: Moenie oordeel nie**

(Mark 4:24-25; Luk 6:37-38,41-42)

**7** 1 "Moenie oordeel nie,* sodat julle nie geoordeel word nie. 2
Want met die oordeel waarmee julle oordeel, sal julle geoordeel word,
en met die maat waarmee julle meet, sal vir julle gemeet word.*
3 "Waarom sien jy die splinter in jou broer se oog raak, maar die
balk in jou eie oog merk jy nie op nie? 4 Of hoe kan jy vir jou broer sê,
'Laat my toe om die splinter uit jou oog te haal,' maar kyk net die balk
in jou eie oog! 5 Skynheilige! Haal eers die balk uit jou oog, dan sal jy
goed kan sien om die splinter uit jou broer se oog te haal.
6 "Moenie wat heilig is vir die honde gee nie, en moenie julle pêrels
voor die varke gooi nie, sodat hulle dit nie met hulle pote vertrap, en
die honde nie omspring en julle verskeur nie."

**Die bergrede: Oor gebedsverhoring**

(Luk 11:9-13; 6:31)

7 "Vra, en vir julle sal gegee word;*
soek, en julle sal vind;
klop, en vir julle sal oopgemaak word.
8 Want elkeen wat vra, ontvang;
en wie soek, vind;
en vir wie klop, sal oopgemaak word.

9 "Wie onder julle sal, as sy seun brood vra, vir hom 'n klip gee? 10
Of ook, as hy 'n vis vra, vir hom 'n slang gee? 11 As julle wat sleg is,
dan weet om goeie geskenke aan julle kinders te gee, hoeveel te meer
sal julle Vader in die •hemele goeie dinge gee vir hulle wat Hom vra.*
12 "Alles wat julle wil hê dat die mense vir julle moet doen, doen
ook so vir hulle. Want dit is die kern van die Wet en die Profete."[d]

**Die bergrede: Kies reg**

(Luk 13:23-24; 6:43-46; 13:25-27)

13 "Gaan deur die smal poort in. Want breed is die pad en wyd die
poort wat na die verderf lei, en daar is baie wat daardeur ingaan. 14
Maar hoe nou is die poort en hoe smal[e] die pad wat na die lewe lei!
En daar is min wat dit vind.
15 "Wees op julle hoede vir die vals profete* wat in skaapsklere na
julle kom, maar in hulle binneste wolwe* is wat verskeur. 16 *Aan
hulle vrugte sal julle hulle uitken. Pluk 'n mens miskien druiwe van
doringstruike of vye van dissels?* 17 Net so dra elke goeie boom goeie
vrugte, maar 'n slegte boom dra slegte vrugte. 18 'n Goeie boom kan

nie slegte vrugte dra nie en 'n slegte boom kan nie goeie vrugte dra
nie. **19** *Elke boom wat nie goed vrug dra nie, word uitgekap en in die
vuur gegooi. **20** *Julle sal hulle dus aan hulle vrugte uitken.

**21** “Nie elkeen wat vir My sê, ‘Here, Here,’* sal ingaan in die
•koninkryk van die hemele nie, maar net diegene wat die wil doen van
my Vader* in die hemele. **22** Baie sal op daardie dag vir My sê, ‘Here,
Here, het ons nie in u Naam geprofeteer* en in u Naam demone
uitgedryf* en in u Naam baie kragtige dade verrig nie?’ **23** Dan sal Ek
openlik vir hulle sê, ‘Ek het julle nooit geken nie.* Gaan weg van My,
julle wat wetteloosheid bedryf!’*”

**Die bergrede: Bou op die regte fondament**

(Luk 6:47-49)

**24** “Daarom sal elkeen wat na my woorde luister en daarvolgens
handel,* wees soos 'n verstandige man wat sy huis op rots gebou het.
**25** Toe die reën begin val en die stormwaters kom en die winde waai
en daardie huis tref, het dit nie ineengestort nie, omdat dit stewig op
rots gevestig was. **26** Maar elkeen wat hierdie woorde van My hoor en
dit nie uitvoer nie,* sal wees soos 'n onverstandige man wat sy huis op
sand gebou het. **27** *Toe die reën begin val en die stormwaters kom en
die winde waai en daardie huis tref, het dit ineengestort en is totaal
vernietig.”

**28** Toe Jesus sy redevoering voltooi het,[f] was die skare verstom oor
sy onderrig, **29** omdat Hy hulle geleer het soos iemand met gesag* en
nie soos hulle skrifkenners nie.

**Jesus genees 'n melaatse**

(Mark 1:40-45; Luk 5:12-16)

**8** 1 Nadat Jesus van die berg afgekom het, het 'n groot skare Hom
gevolg. 2 'n Melaatse[g] het na Hom gekom, voor Hom gekniel en gesê:
"Here, as U wil, kan U my rein maak."[h]
3 Hy het sy hand uitgesteek, hom aangeraak en gesê: "Ek wil, word
rein." En sy melaatsheid is onmiddellik genees. 4 Jesus het vir hom
gesê: "Sorg dat jy dit vir niemand vertel nie,[*] maar gaan wys jouself
vir die priester[*] en bring die offergawe wat Moses voorgeskryf het,[*] as
bewys vir hulle."

**Jesus genees 'n *hekatontarg* se slaaf**

(Luk 7:1-10; Joh 4:46-53)

5 [*]Nadat Hy in Kapernaum aangekom het, het 'n *hekatontarg*[i] Hom
genader en Hom gesmeek 6 met die woorde: "Here, my slaaf lê verlam
by die huis en ly baie pyn." 7 Hy het vir hom gesê: "Ek sal hom gaan
genees." 8 Die *hekatontarg* het geantwoord: "Here, ek is nie werd dat U
onder my dak kom nie, maar sê net 'n woord, en my slaaf sal gesond
word. 9 Want ek is ook 'n man wat onder gesag staan, met soldate
onder my bevel. Vir die een sê ek, 'Gaan!' en hy gaan, en vir 'n ander,
'Kom!' en hy kom. Vir my slaaf sê ek, 'Doen dít!' en hy doen dit."
10 Toe Hy dit hoor, was Jesus verwonderd en Hy het vir diegene
wat Hom volg, gesê: "•*Amen*, Ek sê vir julle: By niemand in Israel het
Ek so 'n groot geloof gevind nie.[*] 11 Ek sê nou vir julle dat baie uit die
ooste en die weste sal kom[*] en saam met Abraham en Isak en Jakob
aan tafel kom aanlê[j] in die •koninkryk van die hemele, 12 maar die
kinders van die koninkryk[k] sal na die duisternis daarbuite verban
word.[*] Daar sal 'n geween en 'n gekners van tande wees.[*]" 13 Jesus het
toe vir die *hekatontarg* gesê: "Gaan, dit sal gebeur net soos jy glo."
En sy slaaf het op daardie oomblik gesond geword.[*]

**Jesus genees baie mense**

(Mark 1:29-34; Luk 4:38-41)

14 Toe Jesus •Petrus se huis binnegaan, het Hy Petrus se skoonma[*]
sien lê met koors. 15 Hy het haar hand gevat en die koors het haar
verlaat, en sy het opgestaan en Hom bedien.
16 Teen die aand het hulle baie mense wat deur demone besete was,
na Hom gebring. Hy het die geeste met 'n woord uitgedryf en almal
wat siek was, het Hy gesond gemaak, 17 sodat vervul sou word wat
deur die profeet Jesaja gesê is:

“Hy het ons krankhede op Hom geneem
en ons siektes het Hy gedra.”[l]

#### Hoe Jesus gevolg moet word

(Luk 9:57-60)

18 Toe Jesus die skare rondom Hom sien, het Hy opdrag gegee dat
hulle[m] na die oorkant vertrek.*
19 'n Sekere skrifkenner het toe nader gekom en vir Hom gesê:
“Meester,[n] ek sal U volg waar U ook al gaan.” 20 Maar Jesus antwoord
hom: “Die jakkalse het gate en die voëls van die hemel neste, maar die
•Seun van die Mens het geen plek waar Hy sy kop kan neerlê nie.*”
21 Iemand anders, een van sy dissipels, het vir Hom gesê: “Here, laat
my toe om eers my pa te gaan begrawe.*” 22 Maar Jesus sê vir hom:
“Volg My,* en laat die dooies hulle eie dooies begrawe.”

#### Jesus laat die storm bedaar

(Mark 4:35-41; Luk 8:22-25)

23 Jesus het in die skuit geklim en sy dissipels het Hom gevolg. 24 'n
Geweldige storm het skielik op die see[o] losgebars, sodat die golwe die
skuit oorspoel het. Maar Hy het geslaap. 25 Hulle het Hom gaan
wakker maak en uitgeroep: “Here, red ons! Ons vergaan!” 26 Maar Hy
het vir hulle gesê: “Hoekom is julle bang, kleingelowiges?”* Toe staan
Hy op en bestraf die wind en die see. En alles het baie kalm geword.
27 Die mense was verwonderd en het gesê: “Watter soort mens is dit
dié dat selfs die wind en die see Hom gehoorsaam?”

#### Twee besetenes word van demone bevry

(Mark 5:1-17; Luk 8:26-37)

28 Toe Hy aan die oorkant kom, in die gebied van die Gadareners,[p]
het twee manne, deur demone besete, uit die rotsgrafte[q] gekom en
Hom tegemoetgegaan. Hulle was baie gevaarlik, sodat niemand met
daardie pad langs verby kon reis nie. 29 Skielik het hulle begin skreeu:
“Los ons uit, •Seun van God!* Het U voortydig hierheen gekom om ons
te pynig?”
30 'n Hele ent van hulle af het 'n groot trop varke gewei. 31 Die
demone het Hom gesmeek: “As U ons uitdryf, stuur ons in die trop
varke in.” 32 En Hy het vir hulle gesê: “Gaan!” Hulle het toe uitgegaan,
weg, in die varke in. En kyk, die hele trop het op loop gesit teen die
helling af, die see[r] in, en versuip.
33 Die oppassers het op die vlug geslaan, en in die dorp alles gaan
vertel, ook wat met die besetenes gebeur het. 34 Toe het die hele dorp
uitgegaan om Jesus te ontmoet en toe hulle Hom sien, het hulle Hom
gesmeek om uit hulle gebied weg te gaan.

**Jesus genees 'n verlamde**

(Mark 2:1-12; Luk 5:17-26)

**9** 1 Jesus het in die skuit geklim, na die oorkant gevaar en in sy
tuisdorp aangekom. 2 Hulle het 'n verlamde man wat op 'n slaapmat[s]
lê,[*] na Hom gebring. En toe Jesus hulle geloof sien, sê Hy vir die
verlamde: “Hou moed, kind, jou sondes word vergewe.[*]” 3 Hierop het
sommige van die skrifkenners onder mekaar gesê: “Hierdie man
laster.” 4 En omdat Jesus geweet het wat hulle dink, het Hy gesê:[*]
“Hoekom bedink julle bose dinge in julle harte? 5 Wat is makliker, om
te sê, ‘Jou sondes word vergewe,’ of om te sê, ‘Staan op en loop’? 6
Maar sodat julle kan weet dat die •Seun van die Mens volmag het om
op aarde sondes te vergewe ...” — sê Hy toe vir die verlamde: “Staan
op, tel jou slaapmat op en gaan na jou huis.” 7 En hy het opgestaan en
na sy huis gegaan.

8 Toe die skare dit sien, is hulle met diep ontsag vervul, en hulle het
God, wat sulke gesag aan mense gee, geprys.[*]

**Mattheus word 'n dissipel**

(Mark 2:13-17; Luk 5:27-32)

9 Toe Jesus van daar af verder gaan, sien Hy 'n man met die naam
Mattheus by die tolhuis sit en sê vir hom: “Volg My!”[*] En hy het
opgestaan en Hom gevolg.

10 [*]Toe Hy by die huis aan tafel aanlê,[t] het daar ook baie •tollenaars
en sondaars gekom en saam met Jesus en sy dissipels aangelê. 11 Die
•Fariseërs het dit gesien en vir sy dissipels gevra: “Waarom eet julle
leermeester saam met tollenaars en sondaars?”

12 Toe Jesus dit hoor, het Hy gesê: “Gesonde mense het nie 'n dokter
nodig nie, maar wel die siekes. 13 Gaan leer wat beteken, ‘Ek wil
barmhartigheid hê en nie offerande nie.’[*] Ek het immers nie gekom
om •regverdiges te roep nie, maar sondaars.”

**Vastyd en feestyd**

(Mark 2:18-22; Luk 5:33-39)

14 Toe het die dissipels van Johannes na Jesus gekom en gesê:
“Waarom vas ons en die •Fariseërs gereeld, maar u dissipels vas nie?[*]”
15 Jesus het hulle geantwoord: “Die bruilofsgaste kan tog nie treur
terwyl die bruidegom by hulle is nie?[*] Maar daar kom 'n tyd wanneer
die bruidegom van hulle weggeneem sal word, en dan sal hulle vas.

16 “Niemand werk 'n stuk lap wat nog nie gekrimp is nie[u] op 'n ou
kledingstuk vas nie; want die lap trek los van die kledingstuk en 'n
groter skeur ontstaan.

17 “'n Mens gooi ook nie nuwe wyn in ou leersakkev nie; anders bars
die sakke oop, die wyn loop uit en die sakke gaan tot niet. Nee, 'n
mens gooi nuwe wyn in nuwe leersakke en beide bly behoue.”

#### Jesus genees 'n vrou en wek 'n dogter op

(Mark 5:21-43; Luk 8:40-56)

18 Terwyl Hy besig was om dié dinge aan hulle te sê, het daar 'n
sekere leierfiguur gekom, voor Hom gekniel en gesê: “My dogter het
pas gesterf, maar kom lê u hand op haar,* en sy sal leef.” 19 Jesus het
opgestaan en hom gevolg, en sy dissipels ook.
20 Daar het toe 'n vrou wat al twaalf jaar lank aan bloedvloeiingw
gely het* van agter af nader gekom en die soom van sy bokleed
aangeraak.* 21 Want, het sy vir haarself gesê: “As ek tog net sy kleed
kan aanraak, sal ek gesond word.” 22 Jesus het omgedraai, haar gesien
en gesê: “Hou moed, dogter, jou geloof het jou gered.”*x En van
daardie oomblik af was die vrou gesond.
23 Toe Jesus by die huis van die leierfiguur kom en die fluitspelersy
sien en die klomp mense wat luidrugtig huil, 24 het Hy gesê: “Gaan
weg, want die dogtertjie het nie gesterf nie, maar slaap net.*” Hulle
het Hom egter uitgelag. 25 Toe die klomp mense uitgejaag is, het Hy
binnegegaan en haar aan die hand gegryp. En die dogtertjie het
opgestaan.*
26 Die nuus hieroor het deur die hele omgewing versprei.

#### Jesus genees twee blindes

(Matt 20:29-34)

27 *Toe Jesus van daar af verder gaan, het twee blindes Hom gevolg
en uitgeroep: “Ontferm U oor ons, Seun van Dawid.” 28 Nadat Jesus
die huis binnegegaan het, het die blindes na Hom gekom en Jesus het
vir hulle gesê: “Glo julle dat Ek dit kan doen?” Hulle antwoord Hom:
“Ja, Here.” 29 Toe het Jesus hulle oë aangeraak en gesê: “Laat met
julle gebeur soos julle glo.”* 30 En hulle oë is geopen.* Jesus het hulle
ernstig aangespreek en gesê: “Sorg dat niemand hiervan weet nie.” 31
Maar hulle het uitgegaan en die nuus oor Hom in daardie hele
omgewing versprei.*

#### Jesus genees 'n stomme

(Matt 12:22-24)

32 Net toe hulle vertrek, het die mense 'n man na Hom gebring wat
stom was en deur demone besete. 33 Nadat die demoon uitgedryf is,
het die stomme begin praat.* Die skare was verwonderd en het gesê:
“So iets is nog nooit in Israel gesien nie.”* 34 *Maar die •Fariseërs het
gesê: “Deur die aanvoerder van die demone dryf Hy die demone uit.”
35 *Jesus het in al die stede en dorpies rondgegaan, in hulle

•sinagoges onderrig gegee, die evangelie van die koninkryk verkondig, en elke siekte en elke kwaal genees.*

#### Die groot oes

36 Toe Hy die skare sien, het Hy hulle innig jammer gekry,* omdat
hulle verward en verstrooi was, soos skape sonder 'n herder.* 37 *Toe
sê Hy vir sy dissipels: “Die oes is groot,* maar die arbeiders min. 38
Bid daarom die Here van die oes dat Hy arbeiders uitstuur om sy oes
in te samel.”

Jode.*” 38 [j]Toe is twee rowers saam met Hom gekruisig, een aan sy
regterhand en een aan sy linkerhand. 39 Die verbygangers het Hom
gelaster terwyl hulle hulle koppe skud[k] 40 en sê: “Jy wat die tempel
afbreek en in drie dae opbou* — as jy die •Seun van God is,* red
jouself, en kom af van die kruis!”
41 So het ook die leierpriesters gesê, terwyl hulle saam met die
skrifkenners en familiehoofde die spot dryf: 42 “Ander het hy gered,
homself kan hy nie red nie. Hy is die koning van Israel,* laat hy nou
afkom van die kruis, en ons sal in hom glo. 43 Hy het op God vertrou,
laat Hy hom nou red as Hy wil.[l] Hy het immers gesê: Ek is die Seun
van God.*” 44 Op dieselfde manier het ook die rowers wat saam met
Hom gekruisig is, Hom beledig.

#### Jesus sterf

(Mark 15:33-41; Luk 23:44-49; Joh 19:25,28-30)

45 *Vanaf die sesde tot die negende uur[m] het daar duisternis oor die
hele land toegesak. 46 Teen omtrent die negende uur het Jesus met 'n
harde stem uitgeroep: *“Eli, Eli, lemá sabagtáni?”*[n] Dit beteken, ‘My God,
my God, waarom het U My verlaat?’[o] 47 Toe sommige van dié wat
daar staan dit hoor, het hulle gesê: “Hy roep na Elia.” 48 *Dadelik het
een van hulle nader gehardloop, 'n spons geneem, dit in suur wyn
geweek, op 'n riet gesit, en vir Hom gegee om te drink. 49 Maar die
ander het gesê: “Wag, laat ons sien of Elia hom kom red.” 50 Toe het
Jesus weer met 'n harde stem uitgeroep en sy asem uitgeblaas.[p] 51 En
waarlik, die voorhangsel van die heiligdom* is van bo tot onder in
twee geskeur, die aarde is geskud en die rotse is oopgebreek. 52 Die
grafte is geopen en baie liggame van ontslape •heiliges is opgewek. 53
Hulle het ná sy opstanding uit die grafte gekom,* in die Heilige Stad*
ingegaan en aan baie verskyn. 54 Toe die *hekatontarg*[q] en dié wat Jesus
saam met hom bewaak het, die skudding en die dinge wat gebeur sien,
was hulle vreesbevange en het gesê: “Waarlik, Hy was God se •Seun.”
55 *Daar was baie vroue teenwoordig wat van ver af toegekyk het. Dit
was vroue wat Jesus van Galilea af gevolg en Hom gedien het. 56
Onder hulle was Maria Magdalena,[r] Maria die moeder van Jakobus en
Josef, en die moeder van die seuns van Sebedeus.*

#### Jesus word begrawe

(Mark 15:42-47; Luk 23:50-56; Joh 19:38-42)

57 *Toe dit aand geword het, het 'n ryk man van Arimatea, met die
naam Josef, daar aangekom. Ook hy was 'n dissipel van Jesus. 58 Dié
man het •Pilatus genader en die liggaam van Jesus gevra. Toe het
Pilatus beveel dat dit gegee word. 59 Josef het die liggaam geneem, dit
toegedraai in 'n skoon linnedoek 60 en neergelê in die nuwe graf* wat
hy vir homself in die rots laat uitkap het. Hy het toe 'n groot klip teen

die ingang van die graf gerol* en weggegaan. **61** Maria Magdalena was daar, ook die ander Maria,* en hulle het teenoor die graf bly sit.

### Die Joodse leiers laat Jesus se graf beveilig

**62** Die volgende dag, dit is die dag ná Voorbereidingsdag,s het die leierpriesters en die •Fariseërs by •Pilatus byeengekom **63** en gesê: "Meneer, ons het onthou dat, toe hy nog geleef het, daardie bedrieër gesê het, 'Ná drie dae sal Ek weer opgewek word.'* **64** Beveel dan dat die graf tot op die derde dag beveilig word, sodat sy dissipels hom nie gaan steel en vir die volk sê, 'Hy is opgewek uit die dood!' nie. Die laaste dwaling sal erger wees as die eerste.*" **65** Pilatus het vir hulle gesê: "Julle kry 'n wag van soldate. Gaan beveilig die graf na goeddunke." **66** Hulle het toe gegaan en die graf beveilig deur die klip te verseël en die wagte daar te plaas.

**Jesus word uit die dood opgewek**

(Mark 16:2-11; Luk 24:1-11; Joh 20:1-2,14-18)

**28** 1 Ná die Sabbat, teen dagbreek op die eerste dag van die
week,[t] het Maria Magdalena[u] en die ander Maria[*] gegaan om na die
graf te kyk. 2 Skielik was daar 'n groot aardbewing,[*] want 'n engel van
die Here het uit die hemel neergedaal, nader gegaan, die steen
weggerol[*] en daarop gaan sit. 3 Sy voorkoms was soos weerlig en sy
klere wit soos sneeu.[*] 4 Uit vrees vir hom het dié wat die graf bewaak,
gebewe en soos dooies geword. 5 Toe wend die engel hom na die
vroue en sê: "Moenie langer bang wees nie, want ek weet julle soek
Jesus, die gekruisigde. 6 Hy is nie hier nie, want Hy is opgewek, soos
Hy gesê het.[*] Kom kyk na die plek waar Hy gelê het; 7 en haas julle en
gaan sê vir sy dissipels, 'Hy is opgewek uit die dood! Kyk, Hy gaan
voor julle uit na Galilea;[*] daar sal julle Hom sien.[*] Dit het ek vir julle
gesê.' " 8 Met vrees en groot blydskap het hulle haastig van die graf af
weggegaan en gehardloop om die boodskap aan sy dissipels oor te dra.
9 Onverwags het Jesus hulle tegemoet gekom en gesê: "Gegroet!"
Hulle gaan toe nader, gryp sy voete en aanbid Hom. 10 Daarop sê
Jesus vir hulle: "Moenie langer bang wees nie. Gaan sê vir my broers[*]
dat hulle na Galilea moet gaan; daar sal hulle My sien.[*]"

**Die wagte versprei 'n leuen**

11 Terwyl die vroue op pad was, het enkele van die wagte na die
stad gegaan en alles wat gebeur het aan die leierpriesters berig. 12 Die
leierpriesters het toe saam met die familiehoofde beraadslaag en
besluit om 'n groot som geld aan die soldate te gee, 13 met die opdrag:
"Julle moet sê, 'Sy dissipels het in die nag gekom en hom gesteel[*]
terwyl ons geslaap het.' 14 En as die prokurator[v] daarvan te hore kom,
sal ons hom gerusstel en sorg dat julle nie in die moeilikheid beland
nie." 15 Hulle het die geld toe geneem en gemaak soos hulle voorgesê
is. Hierdie storie word tot vandag toe onder die Jode versprei.

**Jesus se laaste opdrag aan sy dissipels**

(Mark 16:15; Luk 24:46-48; Joh 20:21; Hand 1:8)

16 [*]Die elf dissipels het na Galilea gegaan, na die berg waarheen
Jesus hulle ontbied het. 17 Toe hulle Hom sien, het hulle Hom aanbid,
maar sommige het getwyfel. 18 Jesus het nader gekom en vir hulle
gesê: "Aan My is gegee alle mag in die hemel en op die aarde.[w] 19
Gaan dan en maak dissipels van al die nasies,[*] doop hulle in die Naam
van die Vader en van die Seun en van die Heilige Gees, 20 en leer hulle
om alles te onderhou wat Ek julle beveel het. En kyk, Ek is met julle[x]

al die dae tot aan die voleinding van die wêreld.*”

* **1:1 geslagsregister:** Gen 5:1

**a 1:1 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **1:1 Seun ... Dawid:** 1 Kron 17:11

* **1:1 Seun ... Abraham:** Gen 22:18

* **1:2** Gen 21:3,12; 25:26; 29:35; 1 Kron 1:34

* **1:3** Gen 38:29-30; 1 Kron 2:4-5,9; Rut 4:12,18-19

* **1:4-5** Rut 4:13,17-22; 1 Kron 2:10-12

* **1:6 Isai ... koning, verwek:** Rut 4:17,22; 1 Kron 2:13-15

* **1:6 Dawid ... Urija verwek:** 2 Sam 12:24

* **1:7-10** 1 Kron 3:10-14

* **1:11 wegvoering ... Babilon:** 2 Kon 24:12-16; 2 Kron 36:10; Jer 27:20

* **1:11 Josia ... verwek:** 1 Kron 3:15-16

* **1:12 Jojagin ... Serubbabel verwek:** 1 Kron 3:17,19; Esra 3:2

* **1:16 Jesus ... Christus:** Matt 27:17,22

**b 1:17 die •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

**c 1:18 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **1:18 Maria ... verloof was:** Luk 1:27

**d 1:18 verloof ... gehad het:** Volgens wet was 'n verloofde paartjie reeds as man en vrou aan mekaar verbind (Matt 1:19), alhoewel hulle voor die huweliksfees nog nie seksuele omgang gehad of in dieselfde huis gaan woon het nie.

* **1:18 swanger ... Gees:** Luk 1:35

**e 1:19 in die ... verneder nie:** Volgens Deut 22:20-21 moes 'n verloofde man die ontrou van sy verloofde openbaar maak en moes sy gestraf word.

**f 1:20 by jou te neem:** Die gebruiklike afronding van die huwelikseremonie wanneer die egpaar in dieselfde huis gaan woon.

**g 1:21 Jesus:** Daar is 'n verband tussen die naam "Jesus" en die Hebreeuse woord vir 'verlos'; vgl Matt 1:25; Luk 1:31; 2:21.

* **1:21 Hy … verlos:** Hand 4:12

**h 1:23 Kyk … noem:** Aanhaling uit Jes 7:14 as heenwysing na Jesus Christus.

* **1:23 God … ons:** Jes 8:8,10 LXX

* **1:25 En … genoem:** Matt 1:21; Luk 1:31; 2:21

* **2:1 Toe … is:** Luk 2:4-7

**i 2:1 Herodes:** Daar was meer as een •Herodes. Hier is dit Herodes die Grote. Hy was koning van Palestina vanaf 37 vC tot 4 vC.

* **2:1 in die dae … Herodes:** Luk 1:5; 3:1

**j 2:1 sterrekenners:** Iemand wat die sterre bestudeer en ook daaruit voorspellings gemaak het.

* **2:2 Want … gesien:** Num 24:17; Matt 2:9

**k 2:4 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **2:5 Betlehem:** Joh 7:42

**l 2:6** Aanhaling uit Miga 5:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:6 wat … lei:** 2 Sam 5:2; 1 Kron 11:2

* **2:9 die ster … gesien het:** Matt 2:2

* **2:11 hulle die huis … gesien:** Luk 2:16

**m 2:11 aan … bewys:** Die bronteks kan ook vertaal word "Hom aanbid"; vgl Matt 28:17. Toespeling op Ps 72:10-11,15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Jes 60:6.

* **2:12 En … het:** Matt 2:22

* **2:13 in 'n … verskyn:** Matt 1:20; 2:19

**n 2:13 Herodes:** Daar was meer as een •Herodes. Hier is dit Herodes die Grote. Hy was koning van Palestina vanaf 37 vC tot 4 vC.

**o 2:15 Uit … geroep:** Aanhaling uit Hos 11:1 as heenwysing na Jesus Christus.

**p 2:18** Aanhaling uit Jer 31:15 as heenwysing na Jesus Christus.

**q 2:19 Herodes:** Daar was meer as een •Herodes. Hier is dit Herodes die Grote. Hy was

koning van Palestina vanaf 37 vC tot 4 vC.

* **2:19 in 'n … verskyn:** Matt 1:20; 2:12

**r 2:20 want … dood:** Toespeling op Eks 4:19 as heenwysing na Jesus Christus.

**s 2:22 Argelaos:** Een van •Herodes die Grote se seuns. Hy het oor Samaria en Judea regeer van 4 vC tot 6 nC.

* **2:22 Nadat … ontvang het:** Matt 2:12

* **2:22-23 landstreek Galilea … woon:** Mark 1:9; Luk 1:26; 2:39; Joh 1:45-46

**t 2:23 Hy … word:** Hierdie profesie word nêrens presies so in die Ou Testament gevind nie. Dit is waarskynlik 'n woordspeling tussen “Nasaret” en *netser,* die Hebreeus vir ‘loot’ of ‘takkie’, wat in Jes 11:1 'n Messiaanse betekenis het en op Jesus betrek word; vgl Rig 13:5,7; Jes 53:2.

**u 3:1 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **3:2 Bekeer … hande:** Matt 4:17; 10:7; Mark 1:15

**v 3:3 'n Stem … reguit:** Aanhaling uit Jes 40:3 as heenwysing na Johannes die Doper.

* **3:4 kleed … kameelhaar:** 2 Kon 1:8

* **3:7 addergeslag:** Matt 12:34; 23:33; Luk 3:7

* **3:7 wie … ontkom:** Matt 23:33; Luk 21:23; Rom 1:18; 2:5; 5:9; Ef 5:6; Kol 3:6; 1 Thess 1:10; Op 6:16-17

* **3:9 Ons … voorvader:** Joh 8:33,37,39; Rom 4:12

* **3:10 Elke … gegooi:** Matt 7:19; Luk 13:7,9; Joh 15:6

* **3:11 Ek … water:** Joh 1:26,31,33; Hand 1:5; 11:16

* **3:11 doop … bekering:** Hand 13:24; 19:4

* **3:11 Hy … kom:** Matt 11:3; Joh 1:15

**w 3:11 aan … dra:** Of “uit te trek”; vgl Hand 13:25.

* **3:11 Hy sal … doop:** Joh 1:33; Hand 1:5; 11:16

* **3:12 en sy … versamel:** Matt 13:30

**x 3:16 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **3:16 Hy het die … neerdaal:** Joh 1:32

**y 3:17 Dit is … verheug:** Toespeling op Gen 22:2; Ps 2:7; Jes 42:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 12:18; 17:5; Mark 9:7; Luk 9:35; 2 Pet 1:17.

**z 4:1 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **4:1 om … word:** Heb 2:18; 4:15

* **4:2 Vir … gevas:** Eks 34:28

* **4:3 As … is:** Matt 4:6; 27:40

* **4:4 Die mens … kom:** Deut 8:3

* **4:5 die heilige stad:** Neh 11:1; Jes 52:1; Matt 27:53; Op 11:2; 21:2,10; 22:19

* **4:6 As … is:** Matt 4:3; 27:40

* **4:6 Wat … stamp nie:** Ps 91:11-12

* **4:7 Jy … versoek nie:** Deut 6:16; 1 Kor 10:9

* **4:9 as jy … aanbid:** Dan 3:5,10,15; Matt 2:11; 18:26; 1 Kor 14:25; Op 4:10; 5:14; 7:11; 11:16; 19:4,10; 22:8

**a 4:10 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **4:10 Die … dien:** Deut 6:13

**b 4:12 Johannes:** Dit is Johannes die Doper.

* **4:12 Johannes … geneem is:** Matt 14:3; Mark 6:17; Luk 3:20; Joh 3:24

* **4:13 in … woon:** Joh 2:12

**c 4:15-16** Aanhaling uit Jes 8:23 — 9:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **4:16** Luk 1:79

* **4:17 Bekeer … hande:** Matt 3:2; 10:7

**d 4:18 See van Galilea:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **4:18 twee … sy broer:** Joh 1:40-41

* **4:23** Matt 9:35; Mark 1:39

* **4:24** Mark 6:55-56

**e 4:24 maansiek:** Dit kan na 'n geestesiekte verwys wat met epileptiese aanvalle

gepaardgaan.

* **4:25** Mark 3:7-8

**f 4:25 Dekapolis:** 'n Gebied oos van die Jordaan. Die naam Dekapolis beteken ‘tien dorpe’.

**g 5:2 begin praat:** Letterlik ‘sy mond oopgemaak’, 'n antieke uitdrukking om die begin van 'n belangrike uitspraak aan te dui.

* **5:4 die mense … word:** Jes 61:2-3

* **5:5 die sagmoediges … erf:** Ps 37:11

* **5:7 die barmhartiges … ontvang:** Matt 18:33; Jak 2:13

* **5:8** Ps 24:3-4

* **5:9 vredemakers:** Heb 12:14; Jak 3:18

**h 5:9 kinders:** Letterlik ‘seuns’. Volgens destydse opvatting is dogters hierby ingesluit.

* **5:10 Geseënd … geregtigheid:** 1 Pet 3:14

* **5:11** Matt 10:22; 1 Pet 4:14

**i 5:12 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **5:12 Hulle … vervolg:** 2 Kron 36:16; Matt 23:30,37; Hand 7:52; Heb 11:32-38; Jak 5:10

**j 5:13 sout:** Sout was in die Bybelse tyd bekend vir die suiwerende en bederfwerende krag daarvan; vgl 2 Kon 2:19-22.

* **5:14 die lig … wêreld:** Joh 8:12; 9:5; Fil 2:15

* **5:15** Mark 4:21; Luk 8:16; 11:33

**k 5:15 maatemmer:** 'n Romeinse droë inhoudsmaat vir graan, ongeveer 8,7 liter; •Inhoudsmate.

* **5:16** Ef 5:8-9; 1 Pet 2:12

**l 5:16 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **5:17** Matt 3:15; Rom 3:31

**m 5:17 Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **5:18 Die hemel … gaan nie:** Luk 16:17; 21:33

* **5:19 Wie … afskaf:** Jak 2:10

**n 5:21 dat … gesê is:** Hierdie uitdrukking (vgl Matt 5:27,31,33,38,43) verwys na 'n oorlewering wat bestaan uit 'n kombinasie van Ou-Testamentiese uitsprake en Joodse uitlegtradisies.

* **5:21 Jy … pleeg nie:** Eks 20:13; Deut 5:17; Eks 21:12; Lev 24:17; Matt 19:18; Mark 10:19; Luk 18:20; Rom 13:9; Jak 2:11

**o 5:22 broer:** Dit verwys na 'n medegelowige; vgl 1 Joh 3:15.

**p 5:22 *Raka:*** Die Aramese woord vir 'nikswerd'.

**q 5:22 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

**r 5:22 Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

**s 5:26 *kwadrant:*** Die dagloon van 'n arbeider het bestaan uit 64 *kwadrante;* •Munte.

* **5:25-26 die regter … het nie:** Matt 18:34-35; Luk 12:58-59

* **5:27 Jy … pleeg nie:** Eks 20:14; Deut 5:18; Matt 19:18; Mark 10:19; Luk 18:20; Rom 13:9; Jak 2:11

* **5:29-30** Matt 18:8-9; Mark 9:43-47

**t 5:30 regterhand:** Dit verwys na dié hand wat meesal die gebruikshand is en waarnaas die linkerhand 'n ondersteunende rol speel.

* **5:31 Wie … gee:** Deut 24:1; Matt 19:7; Mark 10:4

* **5:32** 1 Kor 7:10-11

* **5:33 Jy mag … nakom:** Lev 19:12; Num 30:3; Deut 23:21

* **5:34 hemel … God is:** Jes 66:1; Matt 23:22; Hand 7:49

* **5:34-35 nie by die hemel … aarde nie:** Jak 5:12

* **5:35 aarde … voete is:** Jes 66:1; Hand 7:49; Jak 5:12

* **5:35 stad … Koning is:** Ps 48:3

* **5:37** Jak 5:12

* **5:37 'ja' … 'ja' … 'nee' 'nee':** 2 Kor 1:17

* **5:38 'n oog … tand:** Eks 21:24; Lev 24:20; Deut 19:21

* **5:39 as iemand … klap:** Joh 18:22

* **5:40** Luk 6:29-30; 1 Kor 6:7

**u 5:41 myl:** 'n Romeinse myl, ongeveer 1½ kilometer; •Lengtemate.

**v 5:41 afdwing:** Romeinse soldate was daarop geregtig; vgl Luk 23:26.

* **5:43-48** Luk 6:27-28,32-36

* **5:43 Jy … liefhê:** Lev 19:18; Matt 19:19; 22:39; Mark 12:31; Luk 10:27; Rom 13:9; Gal 5:14; Jak 2:8

* **5:44 Julle moet … liefhê:** Eks 23:4-5; Spr 25:21; Rom 12:20

* **5:44 bid … vervolg:** Luk 23:34; Hand 7:60; Rom 12:14; 1 Kor 4:12

* **5:45 sodat … wees:** Ef 5:1

* **5:48** Lev 19:2; Deut 18:13

* **6:1 voor … word nie:** Matt 23:5

**w 6:3 regterhand:** Dit verwys na dié hand wat meesal die gebruikshand is en waarnaas die linkerhand 'n ondersteunende rol speel.

* **6:5 sodat … word:** Matt 6:16; 23:5

**x 6:6 binneste kamer:** Waarskynlik die stoorkamer in die destydse Palestynse huis, wat baie privaat was.

* **6:6 gaan … deur toe:** Jes 26:20

* **6:6 gaan … bid:** 2 Kon 4:33

* **6:8 want … nodig het:** Matt 6:32; Luk 12:30

* **6:9 laat … word:** Eseg 36:23

* **6:10 Laat u wil geskied:** Matt 26:42; Luk 22:42

* **6:12** Matt 18:32-33

* **6:13 bring … versoeking nie:** Matt 26:41; Luk 22:40

* **6:13 red … Bose:** Joh 17:15; 2 Thess 3:3; 2 Tim 4:18

**y 6:13 maar … Bose:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna “Aan U behoort die koninkryk en die krag en die heerlikheid tot in ewigheid. •*Amen.*” Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

* **6:14** Mark 11:25; Ef 4:32; Kol 3:13

* **6:15** Matt 18:35

* **6:16 Wanneer … gesigte:** Jes 58:5

* **6:16 sodat … sien:** Matt 6:5; 23:5

**z 6:17 salf … gesig:** Die normale antieke persoonshigïene.

**a 6:19 roes:** Letterlik 'vreting'. Dit kan slaan op insekte wat oeste opvreet of roes wat metaal vreet.

* **6:19 Moenie … verniel:** Jak 5:2-3

* **6:20 maak … bymekaar:** Matt 19:21; Mark 10:21; Luk 18:22; Kol 3:1-2

* **6:23 Maar … boos is:** Matt 20:15; Mark 7:22

**b 6:24 Mammon:** Afkomstig van die oorspronklike Aramese woord *mamon* wat 'besittings' of 'geld' beteken; vgl Luk 12:15.

* **6:25 moet … bekommer:** Fil 4:6

* **6:26 Kyk … vir hulle:** *Psalms van Salomo* 5:9-11 •**Pseudepigrawe**

* **6:26 Is … hulle nie:** Matt 10:31; Luk 12:7,24

**c 6:27 el … lewe:** Die bronteks kan ook vertaal word "el by sy lengte voeg". 'n •El kan 'n maat van tyd of lengte wees; •Lengtemate.

* **6:29 Salomo … prag:** 1 Kon 10; 2 Kron 9

* **6:32 Julle … nodig het:** Matt 6:8; Luk 12:30

* **6:33** Ps 37:4

* **6:34 Moet … homself bekommer:** Eks 16:4

* **7:1 Moenie oordeel nie:** Rom 2:1; 14:4,10; 1 Kor 5:12; Jak 4:11

* **7:2 met die maat … gemeet word:** Mark 4:24

* **7:7 Vra … gegee word:** Mark 11:24; Joh 14:13-14; 15:7; 16:23-24; Jak 1:5; 1 Joh 3:22; 5:14-15

* **7:11 julle Vader … vra:** Jak 1:17

**d 7:12 Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

**e 7:14 smal:** Die woord in die bronteks hou verband met 'verdrukking, benouenis, noute'. Daarom kan dit ook vertaal word met "moeilik", "swaar"; vgl Hand 14:22.

* **7:15 Wees … profete:** Matt 24:11,24; Luk 6:26; 2 Pet 2:1; 1 Joh 4:1; Op 16:13

* **7:15 wolwe:** Eseg 22:27; Matt 10:16; Joh 10:12; Hand 20:29

* **7:16-17** Matt 12:33,35

* **7:16 Pluk … dissels:** Jak 3:12

* **7:19** Matt 3:10; Luk 3:9; 13:6-9; Joh 15:6

* **7:20** Matt 7:16; 12:33

* **7:21 Nie … Here:** Luk 6:46

* **7:21 diegene … Vader:** Matt 21:31; Rom 2:13; Jak 1:22,25; 1 Joh 2:17

* **7:22 in u … geprofeteer:** Jer 14:14; 27:15

* **7:22 en in u … uitgedryf:** Mark 9:38; Luk 9:49

* **7:23 Dan … geken nie:** Matt 10:33; 2 Tim 2:12

* **7:23 Gaan … bedryf:** Ps 6:9; Matt 13:41-42; 25:41

* **7:24 Daarom … handel:** Jak 1:22

* **7:26 elkeen … uitvoer nie:** Jak 1:23

* **7:27** Eseg 13:10-12

**f 7:28 Toe … voltooi het:** Al vyf Jesus se redevoerings in Mattheus word met dieselfde formule in Grieks afgesluit; vgl Matt 11:1; 13:53; 19:1; 26:1; Luk 7:1.

* **7:28-29 was die skare … met gesag:** Mark 1:22; Luk 4:32

**g 8:2 Melaatse:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

**h 8:2 rein maak:** Ernstige velsiektes het kultiese onreinheid tot gevolg gehad.

* **8:4 Sorg … vertel nie:** Matt 9:30; 12:16; Mark 7:36

* **8:4 wys … priester:** Lev 14:2; Luk 17:14

* **8:4 bring … het:** Lev 14:4-32

* **8:5-7** Joh 4:46-47

**i 8:5 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **8:10 By … gevind nie:** Matt 15:28

* **8:11 uit … kom:** Ps 107:3

**j 8:11 aan … aanlê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

**k 8:12 kinders … koninkryk:** Letterlik ‘seuns’ van die koninkryk. Dit gaan hier om 'n Semitiese idioom vir hulle wat deel van die koninkryk, afstammelinge van Abraham is.

* **8:11-12 uit … verban word:** Luk 13:28-29

* **8:12 Daar … wees:** Matt 13:42,50; 22:13; 24:51; 25:30; Luk 13:28

* **8:13 dit sal … geword:** Matt 9:29; 15:28; Joh 4:50-51

* **8:14 Petrus se huis … skoonma:** 1 Kor 9:5

**l 8:17 Hy het … gedra:** Aanhaling uit Jes 53:4 as heenwysing na Jesus Christus.

**m 8:18 hulle:** Jesus en sy dissipels.

* **8:18 het Hy … vertrek:** Mark 4:35; Luk 8:22

**n 8:19 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **8:20 maar … neerlê nie:** 2 Kor 8:9

* **8:21 laat … begrawe:** 1 Kon 19:20

* **8:22 Jesus … My:** Matt 9:9; Joh 1:43; 21:19

**o 8:24 see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **8:26 Hoekom … kleingelowiges:** Matt 14:31

**p 8:28 Gadareners:** Die bewoners van 'n dorp ongeveer 10 km suidoos van die •See van Galilea. Hulle word soms ook Geraseners genoem (Mark 5:1; Luk 8:26) na die stad Gerasa; •Geraseners.

**q 8:28 rotsgrafte:** Natuurlike grotte is dikwels ook as grafte gebruik.

* **8:29 Los … God:** 1 Kon 17:18; Mark 1:24; Luk 4:34

**r 8:32 see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

**s 9:2 slaapmat:** Dit verwys na 'n ligte matras met strooi gevul, slaapmat of draagbaar.

* **9:2 verlamde … lê:** Matt 8:6; Luk 9:33

* **9:2 jou sondes … vergewe:** Luk 7:48

* **9:4 omdat … gesê:** Matt 12:25

* **9:6-8 sê Hy … geprys:** Hand 9:33-35

* **9:9 vir hom … My:** Matt 8:22; Joh 1:43; 21:19

* **9:10-11** Matt 11:19; Luk 7:34; 15:1-2; 19:7

**t 9:10 aan … aanlê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **9:13 Ek … offerande nie:** Hos 6:6; Matt 12:7

* **9:14 u dissipels … nie:** Matt 11:18; Luk 18:12

* **9:15 Die bruilofsgaste … is nie:** Joh 3:29

**u 9:16 nog … is nie:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "nuwe".

**v 9:17 leersakke:** 'n Sak waarin wyn of water gehou is.

* **9:18 lê … haar:** Matt 8:3; Mark 6:5; 7:32; 8:23,25; Luk 13:13

**w 9:20 bloedvloeiing:** Menstruele bloeding.

* **9:20 vrou … gely het:** Lev 15:25

* **9:20 soom … aangeraak:** Matt 14:36; Mark 6:56

* **9:22 jou geloof … gered:** Mark 10:52; Luk 7:50; 17:19; Hand 3:16

**x 9:22 gered:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "gesond gemaak".

**y 9:23 fluitspelers:** Volgens Joodse gebruik met die oog op die begrafnis.

* **9:24 want … net:** Joh 11:11

* **9:25 haar aan … opgestaan:** Mark 1:31; 9:27

* **9:27** Matt 20:29-31

* **9:29 Laat … glo:** Matt 8:13; 15:28

* **9:29-30 het Jesus … geopen:** Matt 20:34

* **9:30-31 Sorg … versprei:** Mark 7:36

* **9:32-33 het die mense … begin praat:** Matt 12:22; Mark 7:32,35; 9:17,25; Luk 11:14

* **9:33 Die skare … gesien nie:** Mark 2:12

* **9:34** Matt 12:24; Mark 3:22; Luk 11:15

* **9:35** Matt 4:23; Mark 1:39

* **9:35 elke siekte … genees:** Matt 10:1; Mark 1:34; Luk 7:21

* **9:36 Toe … gekry:** Matt 14:14; 15:32; Mark 6:34

* **9:36 soos … herder:** Num 27:17; 1 Kon 22:17; 2 Kron 18:16; Eseg 34:5; Sag 10:2; Mark 6:34

* **9:37-38** Luk 10:2

* **9:37 Die oes … groot:** Joh 4:35

* **10:1** Mark 6:7; Luk 9:1

* **10:1 elke siekte … maak:** Matt 9:35; Mark 1:34; Luk 7:21

* **10:2 Simon … broer:** Joh 1:40-41

* **10:3 Filippus:** Joh 1:43

**z 10:4 Kananeus:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "•seloot" of "•yweraar".

* **10:4 Judas … verraai het:** Matt 26:25; 27:3; Mark 14:44; Joh 6:64; 12:4; 13:11; 18:2,5

* **10:6 na … Israel:** Jer 50:6; Matt 15:24

* **10:7 Die koninkryk … hande:** Matt 3:2; 4:17; Luk 10:9,11

**a 10:8 melaatses:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

**b 10:10 kledingstukke:** Letterlik 'onderklede'.

* **10:10 nie 'n reissak … sandale:** Luk 10:4

* **10:10 Want … werd:** Num 18:31; Luk 10:7; 1 Kor 9:14; 1 Tim 5:18

* **10:12-13** Luk 10:5-6

* **10:14-15** Luk 10:10-12

**c 10:14 skud … af:** Dit was 'n teken dat mense niks verder met ander te doen wou hê nie.

* **10:15** Matt 11:24; Luk 10:12

* **10:15 Sodom en Gomorra:** Gen 18:20 — 19:28; 2 Pet 2:6; Jud vs 7

* **10:16 Kyk … wolwe:** Luk 10:3; **skape … wolwe:** Joh 10:12; Hand 20:29

* **10:16 behoedsaam … duiwe:** Rom 16:19

**d 10:17 sanhedrins:** Naas die •Sanhedrin in Jerusalem wat die hoogste Joodse gesagsliggaam was, was daar ook elders kleiner "sanhedrins" wat plaaslike regsaangeleenthede moes behartig.

**e 10:18 prokurators:** Prokurator (enkelvoud), 'n amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **10:18 voor die heidene:** Matt 24:12

* **10:17-18 hulle sal … getuig:** Mark 13:9; Luk 21:12-13

* **10:19-22** Mark 13:11-13; Luk 21:14-19

* **10:19-20** Luk 12:11-12

* **10:21 kinders … ouers:** Miga 7:6

* **10:22 En … Naam:** Matt 24:9

* **10:22 Maar … word:** Matt 24:13

* **10:23 voordat … kom nie:** Matt 16:27-28; 24:27,30,37,39,44; 25:31; 26:64; Mark 13:26; 14:62; Luk 9:26; 17:30; 18:8; 21:27

* **10:24** Luk 6:40; Joh 13:16; 15:20

**f 10:25 Beëlsebul:** •Satan, die aanvoerder van die demone (Matt 12:24). Sy naam en die naam van die Filistynse afgod Baäl-Sebub (2 Kon 2:2-4) is amper dieselfde.

* **10:26 daar … word nie:** Mark 4:22; Luk 8:17

**g 10:27 dakstoepe:** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n huis wat gewoonlik van klei en plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

**h 10:28 siel:** Dit verwys hier na die mens in sy totale bestaan.

**i 10:28 Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

* **10:28 wat beide … vergaan:** Jak 4:12

**j 10:29 *assarion:*** 'n Romeinse kopermuntstuk wat een sestiende van 'n •*denarius* werd was; •Munte.

* **10:30** 1 Sam 14:45; Hand 27:34

* **10:31 julle … mossies:** Matt 6:26; 12:12

* **10:32** Op 3:5

**k 10:32 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **10:33** Mark 8:38; Luk 9:26; 2 Tim 2:12

* **10:35-36 tussen … wees:** Miga 7:6

* **10:37** Deut 33:9

* **10:38** Matt 16:24; Mark 8:34; Luk 9:23

* **10:39** Matt 16:25; Mark 8:35; Luk 9:24; 17:33; Joh 12:25

* **10:40** Mark 9:37; Luk 10:16; Joh 13:20

* **10:40 Wie … My:** Matt 18:5

* **10:40 wie My … gestuur het:** Joh 12:44; Gal 4:14

* **10:41 Wie … profeet kry:** 1 Kon 17:9-24; 2 Kon 4:8-37

* **10:42** Mark 9:41

**l 10:42 geringes:** 'n Naam wat in Mattheus vir dissipels van Jesus gebruik word; vgl Matt 18:6,10,14.

**m 11:1 Toe … voltooi het:** Al vyf Jesus se redevoerings in Mattheus word met dieselfde formule in Grieks afgesluit; vgl Matt 7:28; 13:53; 19:1; 26:1; Luk 7:1.

* **11:2 Toe … verneem:** Matt 14:3; Joh 3:24

**n 11:2 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

**o 11:3 Een … kom:** Toespeling op Mal 3:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 3:11; Joh 1:15,27; 6:14; Hand 19:4; Heb 10:37; Op 1:4,8.

**p 11:5 melaatses:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

**q 11:5 Blindes … hoor:** Toespeling op Jes 35:5-6; 42:7,18 as heenwysing na Jesus Christus.

**r 11:5 aan … verkondig:** Toespeling op Jes 61:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **11:6 geseënd … neem nie:** Matt 13:57; 26:31

**s 11:7 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke

soms gewei het.

* **11:7 oor Johannes … kyk:** Matt 3:5

* **11:9 kyk … Profeet:** Matt 14:5; 21:26; Luk 1:76

**t 11:10 Kyk … maak:** Aanhaling uit Mal 3:1 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Eks 23:20; Mark 1:2; Luk 1:76; 7:27; Joh 3:28.

* **11:12-13** Luk 16:16

**u 11:14 hy … kom:** Toespeling op Mal 4:5 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Matt 17:10-13; Mark 9:11-13; Luk 1:17; Joh 1:21.

* **11:15** Matt 13:9,43; Mark 4:9,23; Luk 8:8; 14:35; Op 2:7; 13:9

* **11:18 Want … gedrink nie:** Matt 3:4; 9:14; Luk 18:12

* **11:19 Die … gedrink:** Matt 9:14

* **11:19 Hy … sondaars:** Matt 9:11; Luk 15:1-2; 19:7

* **11:21 sak en as:** Est 4:1; Jona 3:6

* **11:21-22 Tirus en Sidon:** Jes 23:1-8; Eseg 26 — 28; Joël 3:4-8; Am 1:9-10; Sag 9:2-4

**v 11:23 *Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal; •Doderyk.

* **11:23 Sal jy … afdaal:** Jes 14:13,15

* **11:23 Want … vandag toe:** Gen 19:24-28; 2 Pet 2:6; Jud vs 7

* **11:24** Matt 10:15; Luk 10:12

* **11:25 U … gemaak het:** 1 Kor 1:26-29

* **11:27 Alles … toevertrou:** Matt 28:18; Joh 3:35; 13:3; 17:2; Fil 2:9

* **11:27 niemand ken die Seun … behalwe die Seun:** Joh 1:18; 10:15

* **11:28** Jer 31:25

* **11:29 julle sal … gemoed:** Jer 6:16

* **11:30 my juk … lig:** 1 Joh 5:3

* **12:1 are … eet:** Deut 23:24-25

* **12:2 doen iets … is nie:** Eks 20:10; Deut 5:14

**w 12:4 vertoonbrode:** Brode wat in die heilige deel van die tempel geplaas is. Slegs ritueel gereinigde priesters is toegelaat om daarvan te eet; vgl Lev 24:5-8.

* **12:3-4 wat … geëet het:** 1 Sam 21:1-6

* **12:4 waarvan … priesters:** Lev 24:9

* **12:5 priesters … bly nie:** Num 28:9-10

* **12:6** Matt 12:41-42; Luk 11:31-32

* **12:7 As … offerande nie:** Hos 6:6; Matt 9:13

* **12:10 Is … maak:** Luk 14:3

* **12:11** Luk 14:5

* **12:12 Is … skaap nie:** Matt 6:26; 10:31; Luk 12:7,24

* **12:12 is dit … doen:** Luk 13:16; Joh 5:9; 7:23; 9:14

* **12:14** Matt 27:1; Mark 11:18; Luk 19:47; Joh 5:16; Joh 18

* **12:15** Mark 3:7-10; Luk 6:17-19

* **12:16** Matt 8:4; 9:30; Mark 3:12; 5:43; 7:36

**x 12:18-21** Aanhaling uit Jes 42:1-4 as heenwysing na Jesus Christus.

* **12:22-23 Toe … gesê:** Matt 9:32-33

**y 12:24 Beëlsebul:** •Satan, die aanvoerder van die demone. Sy naam en die naam van die Filistynse afgod Baäl-Sebub (2 Kon 2:2-4) is amper dieselfde.

* **12:24 Dit … uitdryf:** Matt 9:34

**z 12:26 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

**a 12:27 volgelinge:** Letterlik 'seuns'.

* **12:28 Maar … uitdryf:** Hand 10:38

* **12:29 hoe … vasbind nie:** Jes 49:24

* **12:30 Wie … teen My:** Mark 9:40; Luk 9:50

* **12:31 elke … word:** 1 Tim 1:13

* **12:33** Matt 7:16-20

* **12:34 Addergeslag:** Matt 3:7; 23:33; Luk 3:7

* **12:34 Want … oor:** Matt 15:18; Mark 7:21

* **12:38** Matt 16:1; Mark 8:11; Luk 11:16; Joh 6:30; 1 Kor 1:22

**b 12:38 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **12:39 'n Bose … Jona nie:** Matt 16:4

**c 12:40 Jona … was:** Aanhaling uit Jona 1:17 as heenwysing na Jesus Christus.

* **12:41 hulle op … gekom het:** Jona 3:5,8

* **12:41 wat hier … Jona:** Matt 12:6

* **12:42 Die koningin … hoor:** 1 Kon 10:1-10; 2 Kron 9:1-12

* **12:42 wat hier … Salomo:** Matt 12:6

* **12:45 Die uiteinde … begin:** 2 Pet 2:20

* **12:46 sy … broers:** Matt 13:55; Mark 6:3; Joh 2:12; Hand 1:14

* **13:1-2** Luk 5:1,3

**d 13:1 see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **13:9** Matt 11:15; 13:43; Mark 4:23; Luk 14:35; Op 2:7; 13:9

* **13:11 om … verstaan:** 1 Kor 4:1; Ef 3:3-4; 6:19; Kol 2:2; 4:3

* **13:12** Matt 25:29; Mark 4:25; Luk 8:18; 19:26

**e 13:14-15** Aanhaling uit Jes 6:9-10 LXX as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 12:40; Hand 28:26-27.

* **13:16-17** Luk 10:23-24

* **13:22 verleiding … rykdom:** Luk 12:16-21; 1 Tim 6:9-10,17

* **13:30 maar maak … bymekaar:** Matt 3:12

* **13:31 mosterdsaadjie:** Matt 17:20; Luk 17:6

* **13:32 die voëls … takke:** Ps 104:12; Eseg 17:23; 31:6; Dan 4:12,21

* **13:33** Luk 13:20-21

**f 13:33** ***sata:*** *Saton* (enkelvoud), 'n inhoudsmaat vir droë materiaal; 3 *sata* was ongeveer 40

liter; •Inhoudsmate.

* **13:33 suurdeeg … deursuur is:** 1 Kor 5:6; Gal 5:9

**g 13:35 Ek sal deur … was:** Aanhaling uit Ps 78:2 as heenwysing na Jesus Christus.

* **13:36 Verklaar … gelykenis:** Matt 15:15; Mark 4:10; 7:17; Luk 8:9

**h 13:38 kinders:** Letterlik 'seuns'.

**i 13:38 kinders:** Letterlik 'seuns'.

* **13:38 kinders van die Bose:** Joh 8:44; 1 Joh 3:10

* **13:40 bymekaar … word:** Matt 3:10; 7:19; Joh 15:6

* **13:41 Die Seun … maak:** Matt 24:31; Mark 13:27; Sef 1:3

* **13:42 hulle … gooi:** Dan 3:6; Matt 13:50

* **13:42 Daar … wees:** Matt 8:12; 13:50; 22:13; 24:51; 25:30; Luk 13:28

* **13:43 sal die regverdiges … son:** Dan 12:3

* **13:43 Wie … luister:** Matt 11:15; 13:9; Mark 4:23; Luk 14:35; Op 2:7; 13:9

* **13:44 skat … lê:** Spr 2:4

* **13:50 hulle … gooi:** Dan 3:6; Matt 13:42

* **13:50 Daar … wees:** Matt 8:12; 13:50; 22:13; 24:51; 25:30; Luk 13:28

**j 13:53 Toe … voltooi het:** Al vyf Jesus se redevoerings in Mattheus word met dieselfde formule in Grieks afgesluit; vgl Matt 7:28; 11:1; 19:1; 26:1; Luk 7:1.

* **13:54 sodat … wysheid:** Joh 7:15

* **13:55 Is hy … skrynwerker nie:** Luk 3:23; Joh 6:42

* **13:55 Staan … Judas nie:** Matt 12:46

* **13:57 En hulle … geneem:** Matt 11:6; 26:31

* **13:57 'n Profeet … tuisdorp:** Joh 4:44

**k 14:1 Herodes:** Herodes Antipas, een van •Herodes die Grote se seuns. Hy het oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

**l 14:1 *tetrarg:*** Die ampstitel van iemand wat oor die kwart van 'n voorheen groter gebied regeer het. In 'n later stadium kon dit egter bloot dui op 'n heerser oor 'n relatief klein gebied; •Romeinse ampsdraers.

* **14:3** Luk 3:19-20

* **14:3 Herodes … gesit:** Matt 11:2; Joh 3:24

* **14:3-4 Herodias … hê nie:** Lev 18:16; 20:21

* **14:5 omdat … beskou het:** Matt 11:9; 21:26; Luk 1:76; 7:26

* **14:14 het Hy … gekry:** Matt 9:36; 15:32

* **14:15 Stuur … koop:** Matt 15:32; Mark 8:3

* **14:17** Matt 15:34; Mark 8:5

* **14:19-22** Matt 15:35-39; Mark 8:6-10

**m 14:19 te … sit:** Letterlik 'vir ete aanlê'; vgl Matt 8:11.

* **14:20** 2 Kon 4:43-44

* **14:23 het Hy … te bid:** Luk 6:12; 9:28

**n 14:24 *stadioi:*** *Stadion* (enkelvoud), 'n lengtemaat van ongeveer 185 meter; •Lengtemate.

**o 14:25 vierde nagwaak:** Dit verwys na die vierde wagbeurt waarin die nag volgens die Romeinse tydsindeling verdeel is; volgens Westerse tydsbepaling dus tussen drie-uur en sesuur in die oggend.

**p 14:25 see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **14:26 het hulle … spook:** Luk 24:37

* **14:29 Petrus … afgeklim:** Joh 21:7

* **14:31 Kleingelowige … twyfel:** Matt 8:26

* **14:32 het … lê:** Mark 4:39

* **14:33 Waarlik … God:** Matt 16:16; 26:63; 27:54; Mark 14:61; 15:39; Luk 22:70; Joh 1:49

* **14:36 dat … aanraak:** Matt 9:20-21; Mark 5:27-28; Luk 8:44

* **15:2 Want … eet nie:** Luk 11:38

* **15:4 Eer … moeder:** Eks 20:12; Deut 5:16; Matt 19:19; Mark 10:19; Luk 18:20; Ef 6:2

* **15:4 Wie … word:** Eks 21:17; Lev 20:9

* **15:8-9** Jes 29:13 LXX

* **15:11 maar wat … onrein:** Matt 12:34

* **15:14 hulle is … blindes:** Matt 23:16,24; Luk 6:39; Rom 2:19

* **15:14 en as … val:** Luk 6:39

* **15:15 Verduidelik … ons:** Matt 13:36; Mark 4:10; 7:17; Luk 8:9

* **15:18 Maar … hart:** Matt 12:34

* **15:19** Rom 1:29-31; 1 Kor 5:10-11; 6:9-10; Gal 5:19-21; Ef 5:3-5; Kol 3:5,8; 1 Tim 1:9-10; 2 Tim 3:2-4; 1 Pet 4:3; Op 21:8; 22:15

* **15:22 Ontferm … Dawid:** Matt 9:27; 20:30-31; Mark 10:47-48; Luk 18:38-39

* **15:24 net … Israel:** Matt 10:6

* **15:27 eet … val:** Luk 16:21

* **15:28 groot … geloof:** Matt 8:10

* **15:28 Laat … hê:** Matt 8:13; 9:29

**q 15:29 See van Galilea:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **15:29 Jesus … geloop:** Mark 7:31

* **15:29 Daarna … sit:** Matt 5:1

* **15:31 sodat … blindes sien:** Mark 7:37

* **15:32 Ek … skare:** Matt 9:36; 14:14; Mark 6:34

* **15:33** Mark 6:37; Joh 6:5

* **15:32-33 En Ek … voed:** Matt 14:15; Mark 6:36; Luk 9:12

* **15:34-37** Matt 14:17,19-20; Mark 6:38-43; Luk 9:13-17; Joh 6:9-13

* **15:38** Matt 14:21; Mark 6:44

**r 15:39 Magadan:** Ook bekend as Dalmanuta; vgl Mark 8:10.

* **16:1 Die Fariseërs … toets:** Matt 19:3

* **16:1 en Hom … wys:** Matt 12:38; Luk 11:16; Joh 6:30; 1 Kor 1:22

* **16:4 'n Bose … Jona:** Matt 12:39; Luk 11:29

* **16:6 Pasop … Fariseërs:** Luk 12:1

* **16:9 die vyf … het nie:** Matt 14:13-21; Mark 6:34-44; Luk 9:11-17; Joh 6:1-13

* **16:10 die sewe … het nie:** Matt 15:32-38; Mark 8:1-9

* **16:14** Mark 6:14-15; Luk 9:7-8

* **16:16 U … God:** Matt 26:63; Mark 14:61

**s 16:17 Barjona:** Dit beteken ‘seun van Jona’.

**t 16:17 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **16:17 vlees … hemele:** Matt 17:5; Gal 1:15-16

* **16:18 jy is Petrus:** Joh 1:42

**u 16:18 rots:** In Grieks *petra,* 'n woordspel op die naam “Petrus”.

* **16:18 op … bou:** Ef 2:20

**v 16:18 poorte …** ***Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal; •Doderyk.

* **16:19 wat jy ook … toesluit … vrygelaat wees:** Matt 18:18; Joh 20:23

* **16:20** Matt 17:9; Mark 9:9

**w 16:20 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

**x 16:23 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **16:23 Gaan … Satan:** Matt 4:10

* **16:24 As … navolg:** Matt 10:38; Luk 14:27

* **16:25** Matt 10:39; Luk 17:33; Joh 12:25

* **16:26 as hy … bekom:** Matt 4:8-9

* **16:27 Want … Vader:** Dan 7:14; Matt 25:31

* **16:27 sal Hy … gedoen het:** Ps 28:4; 62:13; Spr 24:12; Rom 2:6; Op 22:12

* **16:28 die Seun … het nie:** Matt 10:23; 20:21

* **17:2** 2 Pet 1:16-18

**y 17:5 Dit … verheug:** Toespeling op Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 3:17; 12:18; Mark 1:11; Luk 3:22; 2 Pet 1:17.

z **17:5** **Luister na Hom:** Toespeling op Deut 18:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 3:22.

* **17:9** **Julle … is nie:** Matt 16:20

* **17:10-11** **Elia eers … herstel:** Mal 4:5-6

* **17:12** **Elia … gekom:** Matt 11:14

* **17:13** **Hy … gepraat het:** Luk 1:17

**a** **17:15** **maansiek:** Dit kan na 'n geestesiekte verwys wat met epileptiese aanvalle gepaardgaan.

* **17:17** **ongelowige … geslag:** Deut 32:5,20

* **17:18** **Van … gesond:** Matt 8:13; 9:22; 15:28; Joh 4:52-53

* **17:20** **As julle … verskuif:** Matt 21:21; Mark 11:23; Luk 17:6; 1 Kor 13:2

**b** **17:20** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **21** "Maar hierdie geslag gaan nie uit, behalwe deur gebed en vas nie." Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

* **17:23** **Hulle … opgewek word:** Matt 16:21

**c** **17:24** **dubbel-*dragma:*** Twee *dragmas* was ongeveer gelyk aan 'n arbeider se loon vir twee dae; vgl Eks 30:13; 38:26; •Munte.

**d** **17:25** **seuns:** Beteken hier 'eie burgers'.

**e** **17:27** **see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

**f** **17:27** ***stater:*** 'n Silwermuntstuk wat vier *dragmas* werd was; •Munte.

* **18:1** Luk 22:24

* **18:2-3** Matt 19:14; Mark 10:15; Luk 18:17

* **18:4** Matt 20:26-27; Mark 10:43-44; Luk 22:26

* **18:5** Matt 10:40; Luk 10:16; Joh 13:20

**g** **18:6** **geringes:** 'n Naam wat in Mattheus vir dissipels van Jesus gebruik word; vgl Matt 10:42.

**h** **18:6** **maalklip … donkie:** Die boonste van twee maalklippe, met 'n gat in die middel, wat deur 'n donkie in die rondte gedraai is.

* **18:8-9** Matt 5:29-30

**i 18:9 Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

* **18:10 hulle engele:** Hand 12:15; Heb 1:14

**j 18:10 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

**k 18:10 aanskou:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **11** “Die Seun van die Mens het gekom om te red wat verlore is.” Dit word aanvaar dat dit hier nie deel van die bronteks is nie.

* **18:15** Lev 19:17; Luk 17:3

**l 18:15 onder vier oë:** Letterlik ‘tussen jou en hom alleen’.

* **18:16 in die … word:** Deut 19:15; Joh 8:17; 2 Kor 13:1; 1 Tim 5:19

* **18:18** Matt 16:9; Joh 20:23

**m 18:19 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **18:19 As … toestaan:** Matt 7:7; 21:22; Mark 11:24; Joh 15:7; 16:23; Jak 1:5; 1 Joh 3:22; 5:14-15

* **18:20 daar … midde:** Matt 28:20; Joh 14:23

**n 18:22 sewentig maal sewe:** Kan ook vertaal word “sewe-en-sewentig”.

* **18:21-22 hoeveel … maal sewe keer:** Luk 17:3-4

**o 18:24 talente:** Die grootste geldeenheid, gelyk aan sowat 6 000 *denarii.* 10 000 talente was dus 'n geweldige groot bedrag en verteenwoordig hier die grootste bedrag denkbaar; •Munte.

* **18:27** Luk 7:42

**p 18:28 *denarii:*** *Denarius* (enkelvoud), 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

* **18:34 hom … terugbetaal:** Matt 5:25-26; Luk 12:58-59

* **18:35** Matt 6:15; Mark 11:25; Ef 4:32; Kol 3:13

**q 19:1 Toe … voltooi het:** Al vyf Jesus se redevoerings in Mattheus word met dieselfde formule in Grieks afgesluit; vgl Matt 7:28; 11:1; 13:53; 26:1.

* **19:3 Die Fariseërs … toets:** Matt 16:1

* **19:4 man … het nie:** Gen 1:27; 5:2

* **19:5 Daarom … wees:** Gen 2:24; Ef 5:31

* **19:5 en die twee … wees:** 1 Kor 6:16

* **19:7 dat … skei:** Deut 24:1; Matt 5:31

* **19:9** Matt 5:32; 1 Kor 7:10-11

* **19:10 is dit … trou nie:** 1 Kor 7:1-2,7-9

* **19:11 Nie … gegee is:** 1 Kor 7:7,9,17

**r 19:12 Daar is … hemele:** Omdat die woord “eunug” drie betekenisse in hierdie vers het, kan dit soos volg vertaal word: “Daar is inderdaad eunugs wat impotent gebore is, daar is eunugs wat deur mense gekastreer is, en daar is eunugs wat selibaat is ter wille van die koninkryk van die hemele.”

* **19:14 Laat … soos hulle:** Matt 18:2-3

**s 19:16 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **19:16 Meester … verkry:** Matt 19:29; Luk 10:25

* **19:17 moet … nakom:** Lev 18:5; Luk 10:28

* **19:18-19 Jy mag nie moord … moeder:** Eks 20:12-16; Deut 5:16-20; Rom 13:9

* **19:19 Jy moet … jouself:** Lev 19:18; Matt 5:43; 22:39; Luk 10:27; Rom 13:9

* **19:21 gaan … armes:** Mark 14:5; Luk 12:33; Joh 12:5; Hand 2:45; 4:34-37

**t 19:21 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **19:21 en jy … hê:** Matt 6:20

* **19:22 het hy … gehad:** Ps 62:10

* **19:26 By mense … moontlik:** Gen 18:14; Job 42:2; Sag 8:6 LXX

* **19:28 wanneer … troon sit:** Dan 7:9-10; Matt 25:31

* **19:28 wanneer … twaalf trone sit:** Matt 20:21; Mark 10:37; Op 3:21

* **19:28 sal julle … regspreek:** Luk 22:30

* **19:29 ewige … beërf:** Matt 19:16; Luk 10:25

* **19:30** Matt 20:16; Luk 13:30

* **20:1 grondeienaar … huur:** Matt 21:28,33

**u 20:2** ***denarius:*** 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

**v 20:3 derde uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 09:00; •Tydsindeling.

**w 20:5 die sesde en die negende uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 12:00 en 15:00.

**x 20:6 elfde uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 17:00.

* **20:8 Teen … loon:** Lev 19:13; Deut 24:15

* **20:15 is jy … goed is:** Matt 6:23; Mark 7:22

* **20:16** Matt 19:30; Mark 10:31; Luk 13:30

**y 20:16** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna "Baie is immers geroep, maar min is uitgekies." Dit word aanvaar dat dit hier nie deel van die bronteks is nie; vgl egter Matt 22:14.

* **20:18** Matt 16:21; 17:22-23; Luk 9:22

* **20:19 maar … word:** Matt 16:21; 17:23; Luk 9:22; 24:7,46; Hand 10:40; 1 Kor 15:4

**z 20:21 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

* **20:21 in u … sit:** Matt 19:28; Luk 22:30

* **20:22 die beker … moet drink:** Matt 26:39; Joh 18:11

* **20:25-26** Luk 22:25-26

* **20:26** Matt 23:11; Mark 9:35; Luk 9:48

* **20:28** Luk 22:27

* **20:28 het die … dien:** Fil 2:7

* **20:28 sy lewe … gee:** 1 Tim 2:6

* **20:29-30** Matt 9:27

* **20:30 Ontferm … Dawid:** Matt 15:22

**a 20:34 sien:** Die Griekse woord beteken 'sien' of 'weer sien'.

* **20:34 Jesus … sien:** Matt 9:29-30

**b 21:5 dogter … Sion:** In die enkelvoud 'n poëtiese personifikasie van Jerusalem.

**c 21:5 Sê … Kyk:** Aanhaling uit Jes 62:11 as heenwysing na Jesus Christus.

**d 21:5 Kyk … pakdier:** Aanhaling uit Sag 9:9 as heenwysing na Jesus Christus.

**e 21:9 Hosanna:** Die Hebreeuse woord wat in Ps 118:25 met "verlos ons tog" vertaal is, word uitgespreek *hosji-a na*. Dit het die uitroep "•Hosanna" geword.

* **21:9 Hosanna … Dawid:** Matt 21:15

**f 21:9 Hosanna … Here:** Aanhaling uit Ps 118:25-26 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 23:39; Luk 13:35.

**g 21:12 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **21:13 My … word:** Jes 56:7; 60:7

* **21:13 rowerspelonk:** Jer 7:11

**h 21:15 Hosanna:** Die Hebreeuse woord wat in Ps 118:25 met "verlos ons tog" vertaal is, word uitgespreek *hosji-a na*. Dit het die uitroep "•Hosanna" geword.

* **21:15 Hosanna … Dawid:** Matt 21:9

* **21:16 Uit … besing:** Ps 8:3 LXX

* **21:19 Toe … blare:** Luk 13:6

* **21:21** Matt 17:20; Luk 17:6; 1 Kor 13:2

* **21:22** Matt 7:7-11; 18:19; Joh 14:13-14

**i 21:23 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **21:25 Die doop … mense:** Joh 1:6,33

* **21:25 Waarom … geglo nie:** Matt 21:32; Luk 7:30

* **21:26 Ons is … profeet:** Matt 14:5; 21:46

* **21:28 'n Man … gehad:** Luk 15:11

* **21:28 gaan werk … wingerd:** Matt 20:1

* **21:32 en julle het … geglo nie:** Matt 21:25; Luk 7:30

* **21:32 tollenaars … geglo:** Luk 3:12; 7:29

* **21:32 En hoewel … geglo nie:** Luk 7:30

**j 21:33 wagtoring:** 'n Hoë uitkykpunt vanwaar mense kan sien of vyande of diere aankom.

* **21:33 aangeplant … gebou:** Jes 5:1-2

* **21:35 die boere … doodgemaak:** Matt 22:6

* **21:39** Heb 13:12

* **21:42 Die klip … geword:** Hand 4:11; 1 Pet 2:7

**k 21:42 Die klip … oë:** Aanhaling uit Ps 118:22-23 as heenwysing na Jesus Christus.

* **21:44** Dan 2:34-35,44-45

* **21:46 was … het:** Matt 14:5; 21:26; **omdat … het:** Matt 16:14; 21:11; Luk 7:16; 24:19; Joh 4:19; 9:17

**l 22:3 roep:** Dit was destyds die gebruik om wanneer die fees gereed is, die genooides in kennis te stel.

* **22:6** Matt 21:35

**m 22:10 gaste:** Letterlik 'mense wat aanlê' volgens die destydse gebruik by feesmaaltye.

* **22:13 gooi … daarbuite:** Matt 8:12; 25:30

* **22:13 Daar … wees:** Matt 8:12; 13:42,50; 24:51; 25:30; Luk 13:28

**n 22:16 Herodiane:** Ondersteuners van die huis van •Herodes, 'n politieke party, nie 'n godsdienstige nie. Hulle het met die •Fariseërs 'n bondgenootskap aangegaan teen Jesus.

* **22:15-16 Toe … Hom toe:** Mark 3:6

**o 22:16 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

**p 22:19** ***denarius:*** 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

* **22:21 Gee … Hom toekom:** Rom 13:7

* **22:23 Sadduseërs … is nie:** Hand 23:8

**q 22:24 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **22:24 As … trou:** Deut 25:5

* **22:24 moet … verwek:** Gen 38:8

**r 22:30 tree … uitgegee nie:** Verteenwoordig die destydse Joodse siening: Mans trou en vroue word deur hulle vaders uitgegee om te trou.

* **22:32** *4 Mak* 7:19 •**Pseudepigrawe**

* **22:32 Ek … Jakob:** Eks 3:6,15-16

* **22:33 Toe … onderrig:** Matt 7:28; 13:54; Mark 11:18

**s 22:35 wetskenner:** Volgens die manuskripgetuienis is dit nie heeltemal seker of hierdie gedeelte oorspronklik deel van die bronteks was nie.

**t 22:36 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **22:37 Jy … verstand:** Deut 6:5; Jos 22:5

* **22:39 Jy … jouself:** Lev 19:18; Matt 5:43; 19:19; Rom 13:9; Gal 5:14; Jak 2:8

* **22:40** Rom 13:10

* **22:40 hele … Profete:** Matt 7:12

**u 22:40 Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **22:42** Joh 7:42

**v 22:42 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **22:43 Dawid Hom … Gees:** 2 Sam 23:2

**w 22:44** Aanhaling uit Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 2:34-35; 1 Kor 15:25; Heb 1:13.

**x 22:44 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

* **22:46 En van … ondervra nie:** Mark 12:34; Luk 20:40

* **23:3** Mal 2:7-8

**y 23:4 ja, moeilik … dra:** Volgens die manuskripgetuienis is dit nie heeltemal seker of hierdie gedeelte oorspronklik deel van die bronteks was nie.

* **23:5 Al … word:** Matt 6:1,5

**z 23:5 breër … langer:** Gebedsrieme en tossels was simbole om mense se toewyding aan God te demonstreer; vgl Eks 13:9; Deut 6:8; 11:18; Num 15:38-39.

* **23:6 Hulle … feesmaaltye:** Luk 14:7

**a 23:7 *rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

* **23:11** Matt 20:26-27; Mark 9:35; 10:43-44; Luk 9:48; 22:26

* **23:12** Job 22:29; Spr 29:23; Eseg 21:26; Luk 14:11; 18:14

**b** **23:13** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **14** “Ellende wag op julle, skrifkenners en Fariseërs, skynheiliges, want julle verslind die huise van die weduwees en sê vir die skyn lang gebede op. Daarom sal julle oordeel erger wees.” Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

**c** **23:15** **proseliet:** Anders as 'n •godvresende was 'n proseliet 'n nie-Jood wat ten volle tot die Jodedom oorgegaan het.

**d** **23:15** **Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

* **23:16** **blinde leiers:** Matt 15:14; 23:24; Rom 2:19

* **23:19** **altaar ... heilig:** Eks 29:37

* **23:21** 1 Kon 8:13; Ps 26:8

* **23:22** Jes 66:1; Matt 5:34; Hand 7:49

* **23:23** **gee tiendes ... kruisement:** Lev 27:30

* **23:23** **die gewigtigste ... trou:** Miga 6:8

* **23:24** **Blinde leiers:** Matt 15:14; 23:16; Rom 2:19

* **23:25** **julle maak ... skoon:** Mark 7:4

* **23:26** **Blinde Fariseër:** Joh 9:40

* **23:27** **witgekalkte grafte:** Hand 23:3

* **23:28** Luk 16:15

* **23:31** **julle kinders ... het:** Hand 7:52

* **23:33** **addergeslag:** Matt 3:7; 12:34; Luk 3:7

* **23:34** Hand 7:52; 1 Thess 2:15

* **23:34** **Julle sal ... vervolg:** Matt 10:23

* **23:35** **die bloed ... Abel:** Gen 4:8; Heb 11:4

* **23:35** **Sagaria ... Beregja:** Sag 1:1

* **23:35** **die bloed van Sagaria ... vermoor het:** 2 Kron 24:20-21

* **23:37** **dié … gestuur is:** Hand 7:59; 1 Thess 2:15

* **23:38** 1 Kon 9:7-8; Jer 12:7; 22:5

**e** **23:39** **Geseënd … Here:** Aanhaling uit Ps 118:26 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 21:9; Mark 11:10; Luk 19:38.

**f** **24:1** **tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **24:2** **Hier sal … afgebreek word:** Luk 19:44

* **24:3** **wat … koms:** Matt 24:27,37,39

* **24:3** **voleinding … wêreld:** Matt 13:39-40,49; 28:20

* **24:5** Matt 24:11,23-24; Joh 5:43; 1 Joh 2:18

**g** **24:5** **•Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **24:6** **Want … gebeur:** Dan 2:28-29; 2:45 Theodotion

* **24:7** **Een nasie … nasie:** 2 Kron 15:6

* **24:7** **koninkryk … koninkryk:** Jes 19:2

**h** **24:8** **smarte:** Letterlik 'geboortepyne'.

* **24:9** **sal hulle … te word:** Matt 10:17,23

* **24:9** **julle doodmaak:** Joh 16:2

* **24:9** **julle sal deur … Naam:** Matt 10:22; Joh 15:18

* **24:10** **sal … kom:** Dan 11:41

* **24:11** Matt 24:5,24

* **24:13** Matt 10:22

* **24:14** **Hierdie … nasies:** Matt 28:19; **tot … nasies:** Matt 10:18

* **24:15** **gruwel … staan:** Dan 9:27; 11:31; 12:11

* **24:17-18** Luk 17:31

**i** **24:17** **dakstoep:** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n huis wat gewoonlik van klei en plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

* **24:21** Dan 12:1; Joël 2:2

* **24:21 groot verdrukking:** Op 7:14

* **24:23-24** Matt 24:5,11; 1 Joh 2:18

**j 24:23 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **24:24** Deut 13:1-3; 2 Thess 2:9-10; Op 13:13-14

* **24:26-27** Luk 17:23-24

**k 24:26 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **24:27 die koms … wees:** Matt 24:37,39; 1 Kor 15:23; 1 Thess 2:19; 3:13; 4:15; 5:23; 2 Thess 2:1,8; Jak 5:7-8; 2 Pet 3:4,12; 1 Joh 2:28

* **24:28** Luk 17:37

* **24:29 sal die … gee nie:** Jes 13:10; Eseg 32:7; Joël 2:10,31; 3:15; Op 6:12

**l 24:29 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **24:29 die kragte … word:** Jes 34:4; Hag 2:6,21; Op 6:13

* **24:30 sal al … rouklaag:** Sag 12:10,14; Op 1:7

**m 24:30 die Seun van die Mens sien … heerlikheid:** Aanhaling uit Dan 7:13-14 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 16:27; 26:64.

* **24:31 Hy … stuur:** Matt 13:41

* **24:31 met … trompetgeskal:** Jes 27:13; 1 Kor 15:52; 1 Thess 4:16

* **24:31 hulle … ander:** Deut 30:4; Sag 2:6

* **24:34** Matt 16:28

* **24:35** Matt 5:18; Luk 16:17

* **24:36** Hand 1:7; 1 Thess 5:1-2

**n 24:36 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **24:37 in die … Noag:** Gen 6:9-12

* **24:37 die koms … wees:** Matt 24:27,39; 1 Kor 15:23; 1 Thess 2:19; 3:13; 4:15; 5:23; 2 Thess 2:1,8; Jak 5:7-8; 2 Pet 3:4,12; 1 Joh 2:28

**o 24:38 in die ... gee:** Verteenwoordig die destydse Joodse siening: Mans trou en vroue word deur hulle vaders uitgegee om te trou.

* **24:38-39 Noag ... het nie:** Gen 6:13 — 7:24; 2 Pet 3:6

* **24:39 die koms ... wees:** Matt 24:37,39; 1 Kor 15:23; 1 Thess 2:19; 3:13; 4:15; 5:23; 2 Thess 2:1,8; Jak 5:7-8; 2 Pet 3:4,12; 1 Joh 2:28

* **24:42** Matt 25:13; Mark 13:33,35

* **24:43-44** Luk 12:39-40

**p 24:43 nagwaak:** Dit verwys na een van die vier wagbeurte waarin die nag volgens die Romeinse tydsindeling verdeel is. Volgens ander verwys dit na die drie wagbeurte waarin die nag volgens die Jode en Grieke vroeër verdeel is.

* **24:43 tydens ... kom:** 1 Thess 5:2; 2 Pet 3:10; Op 3:3; 16:15

* **24:47 Hy ... aanstel:** Matt 25:21,23

* **24:51 Daar ... tande:** Matt 8:12; 13:42,50; 22:13; 25:30; Luk 13:28

* **25:1 tien ... gaan:** Luk 12:35-36

* **25:10 het die bruidegom ... bruilofsfees:** Op 19:7,9

* **25:11-12** Luk 13:25,27

* **25:12** Matt 7:23

* **25:13** Matt 24:42; Mark 13:35; Luk 12:40

* **25:14** Mark 13:34; Luk 19:12-13

**q 25:15 talente:** Die grootste geldeenheid, gelyk aan sowat 6 000 *denarii;* •Munte.

* **25:19 kom ... hulle:** Matt 18:23

* **25:21 oor min ... aanstel:** Matt 25:23; Luk 16:10; **oor baie ... aanstel:** Matt 24:47

* **25:23 oor min ... aanstel:** Matt 25:21; Luk 16:10; **oor baie ... aanstel:** Matt 24:47

* **25:24 wat maai ... uitgestrooi het nie:** Joh 4:37

* **25:29** Matt 13:12; Mark 4:25; Luk 8:18

* **25:30 gooi ... tande:** Matt 8:12; 22:13; **Daar ... tande:** Matt 13:42,50; 22:13; 24:51; Luk 13:28

* **25:31 Wanneer ... Hom:** Deut 33:2-3 LXX; Sag 14:5; Matt 16:27; Jud vs 14

* **25:31 sal Hy ... sit:** Matt 19:28; Op 3:21; 20:11

* **25:32 soos ... skei:** Eseg 34:17

* **25:33-34** Luk 12:32

**r 25:33 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

* **25:34 kom ... is:** Luk 22:30

* **25:35-36 Ek was honger ... My geklee:** Jes 58:7

**s 25:40 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **25:40 Wat julle ... vir My gedoen:** Spr 19:17; Matt 10:42; 18:5; Mark 9:41

* **25:41 Dan ... vuur:** Matt 7:23; **ewige vuur:** Mark 9:48; Jud vs 7; Op 20:10

* **25:46** Dan 12:2; Joh 5:29

**t 26:1 Toe ... voltooi het:** Al vyf Jesus se redevoerings in Mattheus word met dieselfde formule in Grieks afgesluit; vgl Matt 7:28; 11:1; 13:53; 19:1.

**u 26:2 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **26:2 die Seun ... te word:** Matt 20:18-19; 27:26; Mark 15:15; Luk 24:7,20; Joh 19:16

**v 26:6 Melaatse:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

* **26:7** Luk 7:36-38

**w 26:7 aan ... aangelê het:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **26:11 Die armes ... by julle:** Deut 15:11

* **26:14-15 het een ... oorlewer:** Joh 11:57

**x 26:15 silwerstukke:** Een silwer geldstuk of *denarius* was ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd; •Munte.

* **26:15 Hulle ... ooreengekom:** Sag 11:12; Eks 21:32

**y 26:17 Fees ... Brood:** 'n Fees wat begin het met die •Pasga en wat sewe dae lank aangehou het, van 14 tot 21 •*Nisan*. In daardie sewe dae moes die Israeliete brood eet wat nie suurdeeg in het nie; •Feeste.

**z 26:17 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**a 26:20 aan … aangelê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **26:23 Die een … verraai:** Ps 41:10

**b 26:24 Die Seun … staan:** Toespeling op Ps 22:8-9,17-19; Jes 53:9 as heenwysing na Jesus Christus.

**c 26:25 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

* **26:26 het Jesus … dissipels:** Matt 14:19; 15:36; Mark 6:41; 8:6; Luk 9:16

* **26:26-28 het Jesus … my bloed:** 1 Kor 10:16

* **26:28 dit is … verbond:** Eks 24:8; Jer 31:31; Sag 9:11; Heb 9:20

* **26:30 Nadat … gesing het:** Ps 113 — 118

* **26:30 het hulle … vertrek:** Luk 22:39

**d 26:31 Ek … word:** Aanhaling uit Sag 13:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 26:56; Joh 16:32.

* **26:32** Matt 28:7,16

* **26:34 Jy sal … verloën:** Matt 26:69-75; Mark 14:66-72; Luk 22:56-62; Joh 18:25-27

* **26:35 Selfs … sterf:** Joh 11:16

* **26:36 gaan … genoem word:** Joh 18:1

* **26:37 Hy … saam:** Matt 17:1; Mark 5:37; 14:33; Luk 8:51; 9:28

* **26:38 My … bedroef:** Ps 42:6,12; 43:5; Joh 12:27

* **26:38 My … toe:** Jona 4:9

* **26:39** Heb 5:7-8

* **26:41 bid … kom nie:** Matt 6:13; Luk 11:4

* **26:42 laat … geskied:** Matt 6:10

* **26:44 vir … gebid:** 2 Kor 12:8

**e 26:45 Julle slaap … steeds:** Of: "Slaap en rus verder!"

* **26:45 die uur … aangebreek:** Joh 12:23; 13:1; 17:1

* **26:45 die Seun … oorgelewer:** Matt 17:22; Mark 9:31; 10:33; Luk 9:44; 24:7

* **26:46 Staan … gaan:** Joh 14:31

**f 26:49 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat ‘my •Meester’ beteken.

**g 26:50 doen … is:** Of “waarvoor is jy hier?”

* **26:51** Joh 18:26

**h 26:51 oor:** Die Grieks gebruik hier 'n verkleinwoord (oortjie) wat daarop kan dui dat dit net 'n deel van die oor was.

* **26:52 Want … omkom:** Gen 9:6; Op 13:10

**i 26:53 legioene:** 'n Romeinse militêre eenheid van 6 000 voetsoldate en 'n berede mag. Die woord dui hier 'n groot getal aan; •Militêre terme.

**j 26:55 Het julle … neem:** Of “Julle het soos teen 'n rower uitgetrek met swaarde en knuppels om My gevange te neem.”

**k 26:55 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **26:55 Elke … gegee:** Luk 19:47; 21:37; Joh 18:20

* **26:56 Daarop … gevlug:** Sag 13:7; Matt 26:31; Joh 16:32

**l 26:59 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **26:61 Hierdie … opbou:** Matt 27:40; Joh 2:19; Hand 6:14

**m 26:63 Maar … stilgebly:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 27:12,14; Luk 23:9; Joh 19:9

**n 26:63 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **26:63 Ek besweer … God is:** Matt 16:16-17

**o 26:64 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**p 26:64 die Seun … regterhand:** Aanhaling uit Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus.

**q 26:64 die Seun … kom:** Aanhaling uit Dan 7:13 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 24:30.

* **26:65 het … geskeur:** Num 14:6; 2 Sam 13:19; Esra 9:3; Job 1:20; 2:12; Jer 36:24; Hand 14:14

* **26:65-66 Hy het gelaster … die dood:** Lev 24:16; Joh 19:7

**r 26:67 het hulle … geklap:** Toespeling op Jes 50:6; 53:5 as heenwysing na Jesus Christus.

* **26:75 het Petrus … verloën:** Matt 26:34; Mark 14:30; Luk 22:34; Joh 13:38

* **27:1 Teen dagbreek … geneem:** Luk 22:66

* **27:1 'n besluit … maak:** Matt 12:14; Mark 3:6

**s 27:2 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**t 27:3 silwerstukke:** Een silwer geldstuk of *denarius* was ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd; •Munte.

* **27:3 Hy het toe … teruggeneem:** Matt 26:14-15

* **27:4 Jy … toesien:** Matt 27:24

* **27:5-10** Hand 1:18-19

**u 27:9-10 Hulle … beveel het:** Mattheus verwys na Jeremia (vgl Jer 18:2-3; 32:6-9), maar haal aan uit Sag 11:12-13.

**v 27:11 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **27:11 koning … Jode:** Matt 2:2; 27:29,37; Mark 15:9,12,18,26; Luk 23:37-38; Joh 18:39; 19:3,19,21

**w 27:12 het Hy … geantwoord nie:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 26:63; 27:14; Luk 23:9; Joh 19:9.

**x 27:14 Hy het … geantwoord nie:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 26:63; 27:14; Luk 23:9; Joh 19:9.

**y 27:15 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**z 27:16 Jesus:** Volgens die manuskripgetuienis is dit nie heeltemal seker of hierdie woord oorspronklik deel van die bronteks was nie.

**a 27:17 Jesus:** Vgl Matt 27:16.

**b 27:17 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **27:21** Hand 3:14

* **27:22-23** Hand 3:13; 13:28

* **27:24 het hy … man:** Deut 21:6-9; Ps 26:6

* **27:24 Ek … man:** Hand 18:6; 20:26

* **27:24 Julle … toesien:** Matt 27:4

* **27:25 Laat … kom:** Eseg 33:5; Hand 5:38

**c 27:27 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**d 27:27** ***pretorium:*** Dit was óf die ou paleis van •Herodes, óf die vesting Antonia, waar die •prokurator gedurende feestye tuisgegaan het.

**e 27:27 kohort:** 'n Afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000, maar gewoonlik 600 man, bestaan het; •Militêre terme.

* **27:28-30** Luk 23:11

* **27:29 koning … Jode:** Matt 2:2; 27:29,37; Mark 15:9,12,18,26; Luk 23:37-38; Joh 18:39; 19:3,19,21

**f 27:30** Toespeling op Jes 50:6 as heenwysing na Jesus Christus.

**g 27:33 Kopbeenplek:** 'n Heuwel buite Jerusalem waar teregstellings plaasgevind het.

**h 27:34 het hulle … drink:** Toespeling op Ps 69:22 as heenwysing na Jesus Christus.

**i 27:35 het hulle … loot:** Toespeling op Ps 22:19 as heenwysing na Jesus Christus.

* **27:37 die koning … Jode:** Matt 2:2; 27:11,29; Mark 15:9,12,18,26; Luk 23:37-38; Joh 18:39; 19:3,19,21

**j 27:38** Toespeling op Jes 53:12 as heenwysing na Jesus Christus.

**k 27:39 terwyl … skud:** Toespeling op Ps 22:8; 109:25; Klaagl 2:15 as heenwysing na Jesus Christus.

* **27:40 Jy … opbou:** Matt 26:61; Mark 14:58; Joh 2:19-20

* **27:40 as … is:** Matt 4:3,6; 26:63; Luk 4:3,9

* **27:42 koning … Israel:** Joh 1:49; 12:13

**l 27:43 Hy het op … wil:** Toespeling op Ps 22:9 as heenwysing na Jesus Christus.

* **27:43 Hy het immers … van God:** Joh 5:18; 10:36; 19:7

* **27:45** Am 8:9

**m 27:45 sesde … negende uur:** Volgens Westerse tydsbepaling van 12:00 tot 15:00;

•Tydsindeling.

**n 27:46** ***Eli … sabagtáni:*** Aramese aanhaling uit Ps 22:2 as heenwysing na Jesus Christus.

**o 27:46 My God … verlaat:** Griekse vertaling in die bronteks van die Aramees.

* **27:48** Ps 69:22

**p 27:50 asem uitgeblaas:** Letterlik 'die gees gegee'.

* **27:51 die voorhangsel … heiligdom:** Eks 26:31-35; Heb 10:20

* **27:52-53 baie liggame … grafte gekom:** Eseg 37:12

* **27:53 die Heilige Stad:** Matt 4:5; Op 11:2; 21:2,10; 22:19

**q 27:54** ***hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **27:55-56** Luk 8:2-3

**r 27:56 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

* **27:56 en die moeder … Sebedeus:** Matt 20:20

* **27:57-58** Deut 21:22-23

* **27:59-60 Josef … graf:** Mark 6:29; Hand 13:29

* **27:60 Hy het … gerol:** Matt 28:2; Mark 16:3-4; Luk 24:2; Joh 20:1

* **27:61 Maria … ander Maria:** Matt 27:56; 28:1; Mark 15:40,47; 16:1; Luk 24:10; Joh 19:25

**s 27:62 Voorbereidingsdag:** Die dag van voorbereiding voor die Sabbat, dws Vrydag.

* **27:63 Ná … word:** Matt 12:40; 16:21; 17:23; 20:19; Mark 8:31; 9:31; 10:34; Luk 9:22; 18:33; 24:7

* **27:64 Die laaste … eerste:** Matt 12:45; Luk 11:26; 2 Pet 2:20

**t 28:1 eerste … week:** Letterlik 'op die eerste van die Sabbatte', dws Sondag.

**u 28:1 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

* **28:1 Maria … ander Maria:** Matt 27:56,61; Mark 15:40,47; Joh 19:25

* **28:2 Skielik … aardbewing:** Matt 27:51

* **28:2 die steen weggerol:** Matt 27:60; Mark 15:46

* **28:3 sy klere ... sneeu:** Matt 17:2; Mark 9:3; Luk 9:29; Hand 1:10

* **28:6 want Hy ... gesê het:** Matt 12:40; 16:21; 17:23; 20:19; Mark 8:31; 9:31; 10:34; Luk 9:22; 18:33; 24:7

* **28:7 Hy is ... Galilea:** Matt 26:32; Mark 14:28

* **28:7 Hy gaan ... sien:** Matt 28:10,16; Joh 21:1-23

* **28:10 Gaan ... broers:** Joh 20:17

* **28:10 Gaan ... sien:** Matt 26:32; 28:7,16; Mark 14:28; Joh 21:1-23

* **28:13 Julle moet ... gesteel:** Matt 27:64

**v 28:14 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **28:16** Matt 26:32; 28:7,10

**w 28:18 Aan ... aarde:** Toespeling op Dan 7:14 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 11:27; Joh 3:35; 13:3; 17:2; Ef 1:20-22; Fil 2:9-10.

* **28:19 Gaan ... nasies:** Hand 1:8

**x 28:20 Ek is ... julle:** Toespeling op Hag 1:13 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 18:20; Joh 14:23.

* **28:20 voleinding ... wêreld:** Matt 13:39,49; 24:3

# DIE EVANGELIE VOLGENS
# MARKUS

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 13 14 15 16

**Inleiding**

Hierdie Evangelie het na alle waarskynlikheid in die tydperk rondom 65 nC ontstaan, voor die val van Jerusalem in die jaar 70 nC. Die verwagting van komende onheil wat veral in Markus 13 na vore tree, dui daarop dat die Joodse Oorlog van 66-70 nC nog nie sy hoogtepunt bereik het nie. In aansluiting by die vroeë kerklike tradisie en ook gegewens in die Evangelie self, soos taalgebruik (bv die Latynse leenwoorde), kan redelik seker aanvaar word dat hierdie Evangelie in Rome ontstaan het.

Volgens die vroeë kerklike tradisie was die skrywer Johannes Markus, en het hy Petrus se prediking in Rome opgeteken. Hy was nie een van die twaalf dissipels nie, maar hy het waarskynlik noue kontak met hulle gehad, omdat Jesus en sy dissipels by geleentheid in sy ma se huis vergader het (vgl Hand 12:12). Heel moontlik verwys hy na homself in Markus 14:51 as die jongman met 'n doek om sy lyf wat ná Jesus se gevangeneming nakend weggevlug het. Ons beskik ongelukkig nie oor genoegsame historiese inligting om hierdie aannames te bevestig nie.

Markus het sy Evangelie waarskynlik in Rome en vir Christene in Rome geskryf. Hulle was 'n bedreigde godsdienstige minderheid in die hoofstad van die Romeinse Ryk. Markus skryf sy Evangelie hoofsaaklik om sy eerste lesers aan te moedig om in moeilike omstandighede in hulle belydenis te volhard.

Die *Markusevangelie* is ons oudste Evangelie. Na aanleiding van sy openingswoorde “die begin van die evangelie” (1:1) het die Evangelie as tekssoort waarskynlik beslag gekry. 'n Evangelie is 'n besondere vorm van vertelliteratuur. Dit bestaan uit 'n vertelling van die goeie boodskap oor die koms en optrede van Jesus Christus, die Seun van God. Markus verduidelik en vertolk die betekenis en implikasies van die lewe en werk van Jesus vir die geloofsgemeenskap aan wie hy skryf.

Met die doel om die vervolgde Christene in Rome te bemoedig, beklemtoon Markus die ontsettende lyding wat Jesus ter wille van mense moes deurmaak. Hy tipeer Jesus se optrede en lyding as 'n diens van Jesus. Die Seun van die Mens het immers gekom “om te dien en sy lewe te gee as losprys vir baie” (Mark 10:45).

Markus waarsku dat iemand wat Jesus as die Christus bely, ook lyding kan verwag en bereid moet wees om te dien. Hy beskryf hoe moeilik dit vir Petrus en die ander dissipels was om gewoond te raak aan die idee van lyding en diensbaarheid (Mark 8:31 — 10:45). Jesus roep sy volgelinge egter op om moedig en waaksaam te bly. Hoewel Hy diep verneder is, is Hy ook verheerlik en sal met groot krag en majesteit terugkom. Hy sal sy uitverkorenes versamel om in sy heerlikheid te deel. Daarom moet hulle nie moed verloor nie.

Markus plaas baie klem op die lyding en kruisiging van Jesus. Hy beskryf die lydensweg wat Jesus op pad na die kruis moes volg. Reeds vroeg in sy vertelling verwys Markus na Jesus se naderende dood (bv 2:19-20 en 3:6), en dit word die fokus van die reeks aankondigings oor Jesus se lyding (8:31; 9:31; 10:33-34). Petrus se belydenis by Sesarea-Filippi “U is die Christus” (8:29) vorm 'n draaipunt in hierdie vertelling. Voor hierdie belydenis word Jesus uitgebeeld as die magtige Seun van God, en daarna word aangetoon waarom Hy tog moes ly.

Die boek kan soos volg in twee hoofdele ingedeel word:

- 1:1 — 8:26: Op pad na Sesarea-Filippi: Jesus die Seun van God, magtig in woord en daad
  - 1:1-15: Opskrif en voorbereiding vir Jesus se optrede
  - 1:16 — 8:26: Jesus tree met groot gesag in Galilea op. Hy verrig wonders en onderrig sy dissipels en die skare, hoofsaaklik deur gelykenisse.
- 8:27 — 16:8: Op pad na en in Jerusalem: Jesus as die lydende Messias; navolging en gehoorsaamheid; sy lyding, sterwe en opstanding in Jerusalem
  - 8:27 — 10:52: Petrus bely Jesus as die Christus. Jesus kondig sy lyding drie maal aan en roep sy volgelinge op tot navolging, diens en gehoorsaamheid.
  - 11:1 — 13:37: In Jerusalem: Intog, reiniging van die tempel, strydgesprekke en apokaliptiese rede
  - 14:1 — 16:8: Jesus se lyding, sterwe en opstanding

**Die optrede van Johannes die Doper**

(Matt 3:1-12; Luk 3:1-9,15-17; Joh 1:19-28)

1 1 Die begin van die evangelie van Jesus Christus,[a] die •Seun van
God.[b]
2 Soos daar in die profeet Jesaja geskryf staan,

“Kyk, Ek stuur my boodskapper voor jou uit —
Hy sal jou pad gereed maak.[c]
3 [d]'n Stem van iemand wat roep in die woestyn,[e]
‘Maak die pad van die Here gereed,
maak sy paaie reguit!’ ”

4 het Johannes gekom, het hy in die woestyn gedoop en 'n doop van
bekering* met die oog op die vergewing van sondes verkondig. 5 Die
hele landstreek van Judea en almal in Jerusalem het na hom gegaan
en hulle is deur hom in die Jordaanrivier gedoop, terwyl hulle hulle
sondes bely het. 6 Johannes het 'n kleed van kameelhaar gedra met 'n
leergordel om sy heupe* en hy het sprinkane en wilde heuning geëet. 7
*Hy het gepreek en gesê: “Ná my kom Hy wat sterker as ek is. Ek is
nie eers werd om te buk en die riempies van sy sandale los te maak
nie. 8 Ek het julle met water gedoop, maar Hy sal julle met die Heilige
Gees doop.”

**Jesus word gedoop**

(Matt 3:13-17; Luk 3:21-22)

9 In daardie dae het Jesus vanaf Nasaret, in Galilea, gekom en is Hy
deur Johannes in die Jordaan gedoop. 10 En net toe Hy uit die water
opkom, het Hy die hemel sien oopgaan en die Gees soos 'n duif op
Hom sien neerdaal. 11 En 'n stem het uit die hemel gekom: “Jy is my
geliefde Seun. Oor Jou verheug Ek My!”[f]

**Jesus word versoek**

(Matt 4:1-11; Luk 4:1-13)

12 Direk daarna het die Gees Hom die woestyn[g] in gedryf. 13 Hy was
vir veertig dae in die woestyn, waar Hy deur Satan[h] versoek is. Hy
was saam met wilde diere, en engele het Hom versorg.

**Jesus begin met sy verkondiging**

(Matt 4:12-17; Luk 4:14-15)

14 Nadat Johannes gevange geneem is,* het Jesus na Galilea gegaan,

waar Hy die evangelie van God verkondig het. 15 Hy het gesê: “Die
bestemde tyd is vervul* en die •koninkryk van God is op hande. Bekeer
julle* en glo die evangelie.”

#### Die roeping van die eerste dissipels

(Matt 4:18-22; Luk 5:1-11)

16 Terwyl Hy langs die See van Galileai loop, het Hy Simon en
Andreas, die broer van Simon, nette in die see sien uitgooi, want hulle
was vissers. 17 Jesus sê toe vir hulle: “Volg My, en Ek sal julle vissers
van mense laat word.” 18 Hulle het onmiddellik hulle nette gelos en
Hom gevolg. 19 Toe Hy 'n entjie verder loop, het Hy Jakobus, die seun
van Sebedeus, en Johannes, sy broer,* gesien, waar hulle in die skuit
besig was om nette heel te maak. 20 Hy het hulle dadelik geroep, en
hulle het hulle pa, Sebedeus, met die huurarbeiders, in die skuit gelos
en weggegaan agter Hom aan.

#### Jesus genees 'n besetene in Kapernaum

(Luk 4:31-37)

21 Hulle het in Kapernaum ingegaan, en op die Sabbat het Hy
dadelik die •sinagoge binnegegaan* en onderrig gegee. 22 *Hulle was
verwonderd oor sy onderrig, want Hy het hulle geleer soos iemand
wat gesag het en nie soos die skrifkenners nie. 23 Juis toe was daar in
hulle sinagoge 'n man in die mag van 'n onrein gees,* en hy het hard
geskreeu: 24 “Los ons uit, Jesus van Nasaret!* Het U gekom om ons te
vernietig? Ek weet wie U is. U is die Heilige van God!”* 25 Jesus het
hom skerp aangespreek: “Bly stil en gaan uit hom uit!” 26 *Die onrein
gees het die man stuiptrekkings laat kry, kliphard geskreeu en uit hom
uit gegaan. 27 Almal was verbaas, en het daarom onder mekaar
geredeneer: “Wat is dit dié — 'n nuwe gesaghebbende onderrig? Hy
beveel selfs die onrein geeste en hulle gehoorsaam Hom!” 28 *Die nuus
oor Hom het dadelik oral in die hele omgewing van Galilea versprei.

#### Jesus genees baie mense

(Matt 8:14-17; Luk 4:38-41)

29 Nadat hulle uit die •sinagoge gekom het, het hulle dadelik saam
met Jakobus en Johannes na die huis van Simon en Andreas gegaan.
30 Simon se skoonma het siek gelê met koors, en hulle het Hom
dadelik van haar vertel. 31 Hy het na haar gegaan, haar hand gevat en
haar opgehelp.* Die koors het haar verlaat en sy het hulle bedien.

32 Toe dit aand word en die son reeds onder was, het hulle almal
wat siek en deur demone besete was na Hom gebring.* 33 Die hele
dorp het by die deur saamgedrom. 34 Hy het baie siekes met allerlei
kwale gesond gemaak en baie demone uitgedryf. Hy het die demone
nie toegelaat om te praat nie, omdat hulle Hom geken het.*

**Jesus preek in dorpies van Galilea**

(Luk 4:42-44)

35 *Vroegoggend, toe dit nog stikdonker was, het Hy opgestaan en
na buite gegaan, en na 'n verlate plek vertrek. Daar het Hy gebid. 36
Simon en dié saam met hom het agter Hom aan gegaan. 37 Toe hulle
Hom kry, sê hulle vir Hom: “Almal soek U.” 38 Maar Hy sê vir hulle:
“Laat ons êrens anders heen gaan, na die naburige dorpies toe, sodat
Ek daar ook kan preek, want daarvoor het Ek gekom.”
39 *En Hy het deur die hele Galilea gegaan, in hulle •sinagoges
gepreek en demone uitgedryf.

**Jesus genees 'n melaatse**

(Matt 8:1-4; Luk 5:12-16)

40 'n Melaatse[j] kom toe na Jesus en terwyl hy neerkniel, smeek hy
Hom en sê: “As U wil, kan U my rein maak.” 41 Jesus het hom innig
jammer gekry, sy hand uitgesteek, hom aangeraak en vir hom gesê:
“Ek wil, word rein!” 42 Die melaatsheid het hom onmiddellik verlaat
en hy het rein geword. 43 Jesus het hom ernstig gewaarsku, hom
dadelik weggestuur 44 en vir hom gesê: “Sorg dat jy vir niemand iets
vertel nie,* maar gaan wys jouself vir die priester, en bring die offer
vir jou reiniging wat Moses voorgeskryf het* as bewys vir hulle.” 45
Maar hy het weggegaan en begin om dit onophoudelik rond te vertel
en die nuus te versprei. Die gevolg was dat Jesus nie openlik in 'n dorp
kon ingaan nie, maar buite in verlate plekke gebly het. Steeds het
mense van alle kante af na Hom toe bly kom.

**Jesus genees 'n verlamde**

(Matt 9:1-8; Luk 5:17-26)

**2** 1 Toe Hy ná 'n paar dae weer in Kapernaum kom, het dit bekend
geword dat Hy by die huis was. 2 Baie mense het daar saamgedrom,
met die gevolg dat daar nie meer plek was nie, selfs nie voor die deur
nie. Hy was besig om die woord aan hulle te verkondig. 3 Toe kom
daar mense wat 'n verlamde, gedra deur vier van hulle, na Hom bring.
4 Omdat hulle hom, vanweë die skare, nie tot by Jesus kon bring nie,
het hulle 'n deel van die dak[k] bokant waar Hy was, opgelig en nadat
hulle dit oopgebreek het, het hulle die slaapmat[l] waarop die verlamde
gelê het, laat afsak. 5 Toe Jesus hulle geloof sien, sê Hy vir die
verlamde man: "Kind, jou sondes word vergewe.*"
6 Maar sommige van die skrifkenners het daar gesit en in hulle harte
geredeneer: 7 "Wie is hy dat hy so praat? Hy laster! Wie is in staat om
sondes te vergewe behalwe net Een, en dit is God?*" 8 Jesus het
onmiddellik in sy gees geweet dat hulle so by hulleself redeneer en het
vir hulle gesê: "Waarom het julle bedenkinge in julle harte hieroor?* 9
Wat is makliker, om vir die verlamde te sê, 'Jou sondes word
vergewe,' of om te sê, 'Staan op, tel jou slaapmat op en loop'? 10 Maar
sodat julle kan weet dat die •Seun van die Mens volmag het om op
aarde sondes te vergewe ..." — sê Hy toe vir die verlamde: 11 "Ek sê
vir jou, staan op, tel jou slaapmat op en gaan na jou huis." 12 Hy het
toe opgestaan, sy slaapmat dadelik opgetel en voor almal uitgeloop,
sodat almal verbaas was en God geprys en gesê het: "So iets het ons
nog nooit gesien nie!"*

**Levi word 'n dissipel**

(Matt 9:9-13; Luk 5:27-32)

13 Jesus het vertrek en langs die see geloop. Die hele skare het na
Hom gekom en Hy het hulle onderrig. 14 In die verbygaan sien Hy
Levi, die seun van Alfeus, by die tolhuis sit en sê vir hom: "Volg My!"*
En hy het opgestaan en Hom gevolg.* 15 Terwyl Jesus in sy huis vir ete
aangelê het,[m] het baie •tollenaars en sondaars saam met Hom en sy
dissipels vir ete kom aanlê, want daar was baie mense wat Hom
gevolg het. 16 *Toe die skrifkenners onder die •Fariseërs sien dat Hy
saam met die sondaars en tollenaars eet, het hulle vir sy dissipels
gevra: "Waarom eet hy saam met die tollenaars en sondaars?" 17 Toe
Jesus dit hoor, sê Hy vir hulle: "Gesonde mense het nie 'n dokter nodig
nie, maar wel die siekes. Ek het nie gekom om •regverdiges te roep
nie, maar sondaars."

**Vastyd en feestyd**

(Matt 9:14-17; Luk 5:33-39)

18 Johannes se dissipels en die •Fariseërs was besig om te vas. Hulle
kom sê toe vir Hom: “Waarom vas die dissipels van Johannes en die
dissipels van die Fariseërs, maar u dissipels vas nie?” 19 En Jesus
antwoord hulle: “Die bruilofsgaste kan tog nie vas terwyl die
bruidegom by hulle is nie? Solank hulle die bruidegom by hulle het,
kan hulle nie vas nie. 20 Daar sal 'n tyd kom wanneer die bruidegom
van hulle weggeneem sal word. Dan sal hulle vas, op daardie dag. 21
Niemand werk tog 'n stuk lap wat nog nie gekrimp is[n] op 'n ou
kledingstuk vas nie. Anders skeur die nuwe stuk van die oue af en die
skeur word net groter. 22 En niemand gooi nuwe wyn in ou leersakke[o]
nie, anders sal die wyn die leersakke laat oopbars, en sowel die wyn as
die leersakke tot niet gaan. Nee, nuwe wyn in nuwe leersakke!”

**Jesus is Here oor die Sabbat**

(Matt 12:1-8; Luk 6:1-5)

23 Terwyl Hy op die Sabbat deur die gesaaides loop, het sy dissipels
in die verbygaan begin om are te pluk.* 24 Die •Fariseërs sê toe vir
Hom: “Kyk, waarom doen hulle op die Sabbat iets wat nie toelaatbaar
is nie?” 25 Hy vra toe vir hulle: “Het julle nooit gelees wat Dawid en
dié saam met hom gedoen het toe hulle in nood was en honger
geword het nie? 26 Hoe hy in die tyd toe Abjater hoëpriester was,* die
huis van God binnegegaan en die vertoonbrode[p] geëet het — waarvan
niemand behalwe die priesters mag eet nie — en ook vir dié wat saam
met hom was daarvan gegee het?*” 27 Hy het ook vir hulle gesê: “Die
Sabbat is gemaak vir die mens* en nie die mens vir die Sabbat nie; 28
daarom is die •Seun van die Mens Here óók van die Sabbat.”

**Genesing op die Sabbat**

(Matt 12:9-14; Luk 6:6-11)

**3** 1 Jesus het toe weer die •sinagoge binnegegaan. Daar was 'n man
met 'n verdorde hand. 2 Hulle het Hom dopgehou om te sien of Hy
hom op die Sabbat sou gesond maak, sodat hulle Hom kon aankla. 3
Hy sê toe vir die man met die verdorde hand: "Kom staan hier tussen
hulle!" 4 *Hy vra toe vir hulle: "Is dit toelaatbaar om op die Sabbat
goed te doen of sleg te doen, om 'n lewe te red of om dood te maak?"
Hulle het egter stilgebly. 5 Nadat Hy met verontwaardiging na diegene
rondom Hom gekyk het, diep bedroef oor die hardheid van hulle
harte,* sê Hy vir die man: "Steek uit jou hand!" Die man het sy hand
uitgesteek, en dit het gesond geword. 6 Die •Fariseërs het toe
uitgegaan en dadelik saam met die Herodianeq* planne teen Hom
beraam, sodat hulle Hom om die lewe kon bring.

**'n Menigte drom om Jesus saam**

7 Jesus het saam met sy dissipels na die see teruggegaan, en 'n groot
menigte uit Galilea het Hom gevolg. Ook uit Judea, 8 Jerusalem,
Idumea, van oorkant die Jordaan,* en uit die omgewing van Tirus en
Sidon, het 'n groot menigte na Hom gekom toe hulle hoor wat Hy alles
doen. 9 *Hy het toe vir sy dissipels opdrag gegee om vir Hom 'n bootjie
gereed te hou om te voorkom dat die skare Hom vertrap. 10 *Hy het
immers baie mense gesond gemaak, sodat almal wat aan kwale gely
het, om Hom saamgedrom het om aan Hom te raak. 11 *En die onrein
geeste het, elke keer wanneer hulle Hom sien, voor Hom neergeval en
hard geskree: "U is die •Seun van God!" 12 Hy het hulle uitdruklik
opdrag gegee om Hom nie bekend te laat word nie.

**Jesus stel die twaalf aan**

(Matt 10:1-4; Luk 6:12-16)

13 Hy het toe teen die berg uitgeklim en hulle nader geroep op wie
sy keuse geval het, en hulle het na Hom gekom. 14 Hy het toe twaalf
aangestel, wat Hy ook •apostels genoem het, sodat hulle saam met
Hom kon wees, en sodat Hy hulle kon uitstuur om te preek, 15 en om
met volmag demone uit te dryf. 16 *Hy het hierdie twaalf aangestel:
Simon vir wie Hy die naam •Petrus gegee het, 17 Jakobus, die seun van
Sebedeus en Johannes,* die broer van Jakobus — vir hulle het Hy die
naam Boanerges, dit is, 'seuns van die donder', gegee. 18 Ook Andreas,
Filippus, Bartholomeus, Mattheus, Thomas, Jakobus die seun van
Alfeus, Taddeus, Simon Kananeus,r 19 en Judas Iskariot, wat Hom
verraai het.*

**Jesus en Beëlsebul**

(Matt 12:22-32; Luk 11:14-23; 12:10)

20 Hy het 'n huis binnegegaan, maar die skare het weer so om Hom
saamgedrom dat hulle selfs nie eers brood kon eet nie.[*] 21 Toe sy eie
mense hiervan hoor, het hulle gegaan om Hom met geweld weg te
neem, want hulle[s] het gesê dat Hy van sy sinne beroof was.[*] 22 Ook
die skrifkenners wat afgekom het van Jerusalem, het gesê dat Hy
Beëlsebul[t] in Hom het en dat Hy deur die demone se aanvoerder die
demone uitdryf.[*] 23 Hy het hulle toe nader geroep en deur gelykenisse
vir hulle gesê: “Hoe kan Satan[u] Satan uitdryf? 24 As 'n koninkryk teen
homself verdeeld is, kan daardie koninkryk nie staande bly nie, 25 en
as 'n huis teen homself verdeeld is, sal daardie huis nie staande kan
bly nie. 26 En as Satan[v] teen homself in opstand kom en verdeeld is,
kan hy nie staande bly nie, maar is dit sy einde. 27 Bowendien,
niemand kan in die huis van 'n sterk man ingaan om sy besittings te
steel nie, tensy hy eers die sterk man vasbind. Eers dan sal hy sy huis
beroof. 28 •*Amen*, Ek sê vir julle: Alle sondes en lasteringe wat mense
ook al uitgespreek het, sal hulle vergewe word, 29 maar wie teen die
Heilige Gees laster, kry tot in ewigheid geen vergewing nie, maar bly
skuldig aan 'n ewige sonde.[*]” 30 Want hulle het gesê: “Hy het 'n onrein
gees.”[*]

**Jesus se moeder en broers**

(Matt 12:46-50; Luk 8:19-21)

31 Sy moeder en sy broers[*] het daar aangekom, en terwyl hulle
buite bly staan, het hulle iemand na Hom gestuur om Hom te roep. 32
'n Skare het rondom Hom gesit, en hulle sê toe vir Hom: “Kyk, u
moeder en u broers[w] is daar buite en soek u.” 33 Maar Hy antwoord
hulle en vra: “Wie is my moeder en my broers?” 34 Hy het na die
mense gekyk wat rondom Hom sit, en gesê: “Kyk, hiér is my moeder
en my broers. 35 Want elkeen wat die wil van God doen,[*] is my broer
en my suster en my moeder.”

### Die gelykenis van die saad

(Matt 13:1-9; Luk 8:4-8)

**4** 1 *Hy het weer begin om hulle langs die see te onderrig. Daar het
toe so 'n groot skare om Hom saamgedrom dat Hy op die see in 'n
skuit gaan sit het, en die hele skare was op die strand langs die see. 2
Hy het hulle dikwels deur gelykenisse geleer* en deur sy onderrig vir
hulle gesê: 3 "Luister julle! Kyk, 'n saaier het uitgegaan om te saai. 4
Tydens die saaiery het 'n deel van die saad langs die pad geval, en
voëls het gekom en dit opgepik. 5 'n Ander deel het op 'n rotsagtige
plek geval waar daar nie baie grond was nie, en dit het dadelik
opgekom, omdat die grond nie diep was nie. 6 Maar toe die son
opkom, is dit verskroei. Omdat dit nie wortel geskiet het nie, het dit
verdroog. 7 'n Ander deel het tussen die dorings geval. Die dorings het
opgekom en dit verstik en dit het nie vrug voortgebring nie. 8 En nog
ander saad het op goeie grond geval en dit het opgekom, gegroei en
opbrengs gelewer, een dertig-, 'n ander sestig- en nog 'n ander
honderdvoudig." 9 Toe het Hy gesê: "Wie ore het om te hoor, moet
luister!"*

### Die doel van die gelykenisse

(Matt 13:10-17; Luk 8:9-10)

10 Toe Hy alleen was, het die omstanders saam met die twaalf Hom
uitgevra oor die gelykenisse.* 11 En Hy het vir hulle gesê: "Aan julle is
die geheimenis van die •koninkryk van God bekend gemaak, maar vir
hulle daar buite word alles in gelykenisse gegee,

12 "sodat 'hulle met oop oë kyk en tog nie sien nie,
en met oop ore hoor en tog nie verstaan nie,
en dat hulle hulle nie bekeer en vergewe word nie.'*"

### Verduideliking van die gelykenis van die saad

(Matt 13:18-23; Luk 8:11-15)

13 En Hy sê vir hulle: "Begryp julle nie hierdie gelykenis nie? Hoe
sal julle dan al die gelykenisse verstaan? 14 Die saaier saai die woord.
15 Die saad langs die pad is die mense by wie die woord gesaai word
— sodra hulle dit hoor, kom Satanx dadelik en neem die woord weg
wat in hulle gesaai is. 16 En die saad wat op die rotsagtige plekke
gesaai is, is die mense wat die woord dadelik met blydskap aanneem
wanneer hulle dit hoor; 17 maar hulle het nie wortel geskiet nie en
hou net 'n rukkie. As verdrukking of vervolging vanweë die woord
plaasvind, struikel hulle dadelik.* 18 En ander weer is die saad wat

tussen die dorings gesaai is. Hulle is diegene wat die woord hoor, 19
maar die bekommernisse van hierdie wêreld, die verleiding van
rykdom* en die begeertes na allerlei dinge dring in en verstik die
woord, en dit bly sonder vrug. 20 Maar die saad wat op die goeie
grond gesaai is, is daardie mense wat die woord hoor, dit aanneem en
vrug dra, een dertig-, 'n ander sestig- en nog 'n ander
honderdvoudig."

**Die gelykenis van die lamp**

(Luk 8:16-18)

21 En Hy het vir hulle gesê: "'n Lamp word tog nie gebring om onder
'n maatemmery of 'n bed gesit te word nie? Is dit nie bedoel om op 'n
lampstaander geplaas te word nie?* 22 *Want niks is verborge wat nie
blootgelê sal word nie, en daar is niks weggesteek wat nie aan die lig
sal kom nie. 23 *Wie ore het om te hoor, moet luister!" 24 Hy het ook
vir hulle gesê: "Pasop wat julle hoor! Met die maat waarmee julle
meet, sal vir julle gemeet word* en daar sal vir julle nog bygevoeg
word. 25 *Want wie het, aan hom sal gegee word. En wie nie het nie,
van hom sal ook dit wat hy het, weggeneem word."

**Die gelykenis van saad wat vanself groei**

26 En Hy het gesê: "Die •koninkryk van God is soos 'n man wat saad
op die land uitstrooi, 27 *en nag ná nag gaan slaap, en dag ná dag
opstaan, en die saad ontkiem en groei — hoe, weet hy self nie. 28 Die
land bring die graan vanself voort: eers 'n halm, dan 'n aar en dan die
koring vol in die aar. 29 Wanneer die graan ryp is, steek hy dadelik die
sekel in, omdat die oestyd daar is.*"

**Die gelykenis van die mosterdsaadjie**

(Matt 13:31-32; Luk 13:18-19)

30 En Hy het gesê: "Hoe sou mens die •koninkryk van God uitbeeld,
of deur watter gelykenis sou mens dit voorstel? 31 Dit is soos die
mosterdsaadjie* wat, wanneer dit in die grond gesaai word, kleiner is
as al die soorte saad op die land. 32 Maar wanneer dit gesaai is, kom
dit op en word dit groter as al die tuinplante en maak sulke groot
takke dat die voëls van die hemel in sy skaduwee kan nes kom
maak.*"

**Jesus gebruik gelykenisse**

(Matt 13:34-35)

33 Deur baie sulke gelykenisse het Hy die boodskap op so 'n manier
aan hulle vertel dat hulle dit kon verstaan. 34 Sonder 'n gelykenis het
Hy nie met hulle gepraat nie, maar wanneer Hy eenkant was, het Hy
alles vir sy eie dissipels uitgelê.

**Jesus laat die storm bedaar**

(Matt 8:23-27; Luk 8:22-25)

**35** Op daardie dag, toe dit aand geword het, sê Hy vir hulle: "Kom
ons gaan na die oorkant!" **36** Hulle het toe die skare agtergelaat en
Hom saamgeneem, aangesien Hy reeds in die skuit was. Daar was ook
ander skuite by Hom. **37** 'n Hewige stormwind het opgekom, en die
golwe het in die skuit geslaan, sodat die skuit reeds vol water begin
word het. **38** Hy self was egter in die agterstewe op die kussing aan die
slaap. Hulle maak Hom toe wakker en sê vir Hom: "Meester,[z] gee U
nie om dat ons vergaan nie?" **39** Toe staan Hy op, bestraf die wind en
sê vir die see:[a] "Wees stil, bedaar!" Die wind het gaan lê, en daar het
'n groot kalmte gekom. **40** Hy vra hulle toe: "Waarom is julle bang?
Het julle nog steeds nie geloof nie?" **41** Hulle is met diep ontsag vervul
en het vir mekaar gesê: "Wie is Hy tog dat selfs die wind en die see
Hom gehoorsaam?"

**'n Besetene word van demone bevry**

(Matt 8:28-34; Luk 8:26-39)

**5** 1 Hulle het aan die oorkant van die see[b] aangekom, in die gebied
van die Geraseners.[c] 2 Net toe Hy uit die skuit klim, het 'n man met 'n
onrein gees* Hom skielik uit die rotsgrafte tegemoet gekom. 3 Hierdie
man se blyplek was tussen die rotsgrafte. Niemand kon hom meer
vasbind nie, selfs nie met 'n ketting nie. 4 Hy was trouens al dikwels
met voetboeie en kettings vasgebind, maar hy het die kettings
losgeruk en die voetboeie stukkend gebreek. Niemand kon hom beheer
nie. 5 Dag en nag[d] het hy onophoudelik tussen die rotsgrafte en op die
berge geskreeu en homself met klippe geslaan.

6 Toe hy Jesus van ver af sien, het hy gehardloop en voor Hom
neergeval. 7 Hy skreeu toe met 'n harde stem: “Los my uit, Jesus, •Seun
van die allerhoogste God!* Ek besweer U by God,* moet my nie pynig
nie!” 8 Want Hy het vir hom gesê: “Onrein gees, gaan uit die man
uit!”

9 Hy vra hom toe: “Wat is jou naam?” Hy antwoord Hom: “My
naam is Legioen,[e] want ons is baie!” 10 Hy het Jesus ernstig gesmeek
om hulle nie uit die gebied uit weg te stuur nie.

11 Daar het 'n groot trop varke teen die berghang gewei. 12 Hulle het
Hom gesmeek en gesê: “Stuur ons na die varke, dat ons in hulle kan
invaar.” 13 Hy het hulle toegelaat. En die onrein geeste het uitgegaan
en in die varke ingevaar. Die trop van ongeveer tweeduisend het toe
op loop gesit teen die helling af die see in, en in die see versuip.

14 Hulle oppassers het op die vlug geslaan en dit in die dorp en op
die platteland gaan vertel. En die mense het gaan kyk wat gebeur het.
15 Hulle kom toe by Jesus en sien die besetene daar sit, die een wat
die legioen in hom gehad het, met klere aan en by sy volle verstand.
En hulle het bang geword. 16 Diegene wat dit gesien het, het vir hulle
vertel wat met die besetene en ook met die varke gebeur het. 17 Hulle
het Hom toe begin smeek om uit hulle gebied weg te gaan.

18 Toe Hy in die skuit klim, het die een wat deur 'n demoon besete
was Hom gesmeek om by Hom te bly. 19 Hy het hom nie toegelaat nie,
maar vir hom gesê: “Gaan na jou huis,* na jou mense, en vertel hulle
alles wat die Here vir jou gedoen het en dat Hy medelye aan jou
betoon het.” 20 Die man het weggegaan en begin om alles wat Jesus
vir hom gedoen het, in Dekapolis[f] bekend te maak, en almal was
verbaas daaroor.

**Jesus genees 'n vrou en wek 'n dogtertjie op**

(Matt 9:18-26; Luk 8:40-56)

21 Nadat Jesus weer met die skuit na die oorkant gevaar het, het 'n
groot skare om Hom saamgedrom waar Hy langs die see was. 22 Een
van die leiers van die •sinagoge met die naam Jaïrus kom toe daar
aan. En toe hy Hom sien, val hy voor sy voete neer 23 en smeek Hom
ernstig: “My dogtertjie lê op sterwe. Kom lê u hande op haar, sodat sy
gesond kan word[*] en leef.” 24 Jesus het saam met hom vertrek.
'n Groot skare het Hom gevolg en teen Hom aangedruk. 25 Daar was
'n vrou wat al twaalf jaar lank aan bloedvloeiing[g] gely het. 26 Sy het
erg gely onder baie dokters en sy het al haar besittings daaraan bestee.
Sy het egter geen baat daarby gevind nie; dit het eerder slegter met
haar gegaan. 27 En toe sy van Jesus hoor, het sy in die skare van agter
af gekom en aan sy bokleed geraak,[*] 28 want sy het gesê: “As ek maar
net aan sy klere kan raak, sal ek gesond word.” 29 Die oorsaak van
haar bloeding het toe dadelik opgehou, en sy het aan haar liggaam
gevoel dat sy van haar kwaal genees is. 30 Jesus het onmiddellik
agtergekom dat krag uit Hom[*] uitgegaan het. Hy het in die skare
omgedraai en gevra: “Wie het aan my klere geraak?” 31 Maar sy
dissipels het vir Hom gesê: “U sien dat die skare van alle kante af teen
U aandruk en tog vra U, ‘Wie het aan My geraak?’ ” 32 Hy het rondom
Hom gekyk om die een te sien wat dit gedoen het. 33 Toe die vrou
besef wat met haar gebeur het, het sy bewend van vrees voor Hom
kom neerval en Hom die volle waarheid vertel. 34 Hy sê toe vir haar:
“Dogter, jou geloof het jou gered.[*] Gaan in vrede[*] en bly genees van
jou kwaal.”
35 Terwyl Hy nog praat, kom daar mense van die leier van die
sinagoge af en sê: “U dogter het gesterf. Waarom val u die leermeester
nog lastig?” 36 Jesus het egter terloops gehoor toe die berig oorgedra
word, en sê toe vir die leier van die sinagoge: “Moenie ontsteld wees
nie; glo net!” 37 En Hy het niemand toegelaat om met Hom saam te
gaan nie, behalwe •Petrus, Jakobus en Johannes, die broer van
Jakobus.[*] 38 Toe hulle by die leier van die sinagoge se huis kom, sien
Hy 'n gedoente en mense wat huil en erg weeklaag. 39 Hy gaan toe in
en vra vir hulle: “Waarom gaan julle so tekere en huil julle? Die
kindjie het nie gesterf nie, maar slaap net.[*]” 40 Hulle het Hom egter
uitgelag. Maar nadat Hy almal uitgejaag het, het Hy die pa van die
kindjie, haar ma en dié wat by Hom was, saamgeneem en
binnegegaan na waar die kindjie was. 41 Hy vat toe die kindjie se hand
en sê vir haar, *“Talita koem!”,*[h] wat as dit vertaal word, beteken,
‘Dogtertjie, Ek sê vir jou: Staan op![*]’ 42 Dadelik het die dogtertjie
opgestaan en rondgeloop. Sy was twaalf jaar oud. Hulle was stom van
verbasing. 43 Hy het hulle streng opdrag gegee dat niemand dit moes
weet nie,[*] en gesê dat hulle vir haar iets te ete moes gee.

sal julle tegemoetkom. Volg hom. 14 Waar hy ook mag ingaan, sê vir
die eienaar van die huis, 'Die Leermeester vra: Waar is my gastekamer
waar Ek die Pasga saam met my dissipels moet eet?' 15 Hy sal vir julle
'n groot bokamer wys wat reeds ingerig en gereed gemaak is. Daar
moet julle vir ons voorbereidings tref." 16 Die dissipels het vertrek en
die stad ingegaan. Hulle het dit net so aangetref soos Hy vir hulle gesê
het. En hulle het die Pasga voorberei.
17 Teen die aand kom Jesus toe met die twaalf. 18 Terwyl hulle aan
tafel aanlêq en besig was om te eet, het Jesus gesê: "•*Amen*, Ek sê vir
julle: Een van julle sal My verraai, een wat saam met My eet.*" 19
Hulle het bedroef geword en een vir een vir Hom gevra: "Tog seker
nie ek nie?" 20 Hy het vir hulle gesê: "Dit is een van die twaalf, die een
wat saam met My sy hand in die kom insteek. 21 Die •Seun van die
Mens gaan wel heen soos daar oor Hom geskryf staan, maar ellende
wag op daardie man deur wie die Seun van die Mens verraai word. Dit
sou vir hom beter gewees het as hy nie gebore was nie."

**Jesus stel die Nagmaal in**

(Matt 26:26-30; Luk 22:15-20; 1 Kor 11:23-25)

22 Terwyl hulle eet, het Hy brood geneem en nadat Hy die
seëngebed uitgespreek het, breek Hy dit en gee dit vir hulle* en sê:
"Neem, dit is my liggaam." 23 Toe het Hy die beker geneem, gedank,
dit vir hulle gegee, en hulle almal het daaruit gedrink. 24 Hy het vir
hulle gesê: "Dit is my bloed,* die bloed van die •verbond* wat vir baie
uitgegiet word. 25 •*Amen*, Ek sê vir julle: Ek sal beslis nie meer van die
vrug van die druiwestok drink tot daardie dag wanneer Ek dit, nuut
gemaak, in die •koninkryk van God sal drink nie." 26 Nadat hulle die
lofsang gesing het,* het hulle na die Olyfberg vertrek.

**Petrus sal Jesus verloën**

(Matt 26:31-35; Luk 22:31-34; Joh 13:36-38)

27 Toe sê Jesus vir hulle: "Julle sal almal struikel, want daar staan
geskryf:

" 'Ek sal die herder neervel,
en die skape sal uitmekaar gejaag word.'r

28 *"Maar nadat Ek opgewek is, sal Ek voor julle uit gaan na Galilea."
29 •Petrus sê daarop vir Hom: "Selfs al sal almal struikel, ek sal nie." 30
Jesus antwoord hom: "•*Amen*, Ek sê vir jou: Jý sal vandags — vannag
nog — voor die haan twee maal kraai, My drie maal verloën." 31 Maar
Petrus het uitdruklik gesê: "Selfs al moet ek saam met U sterf,* ek sal
U beslis nie verloën nie." Almal het dieselfde gesê.

**Jesus in Getsemane**

(Matt 26:36-46; Luk 22:39-46)

32 Toe kom hulle by 'n plek met die naam Getsemane,[*] en Jesus sê
vir sy dissipels: “Bly hier sit totdat Ek klaar gebid het.” 33 Hy neem toe
vir •Petrus, Jakobus en Johannes[*] saam met Hom. Hy het erg ontsteld
en beangs begin word 34 en sê toe vir hulle: “My •siel is diep bedroef,[*]
tot die dood toe.[*] Bly hier en waak.” 35 Hy het 'n entjie verder gegaan,
op die grond neergeval en gebid dat, as dit moontlik is, die uur by
Hom moet verbygaan. 36 Hy het gesmeek: *“Abba,*[t] Vader, alle dinge is
vir U moontlik. Neem hierdie beker van My af weg, maar nie wat Ek
wil nie, maar wat U wil.[*]” 37 Hy kom toe, vind hulle aan die slaap en
sê vir Petrus: “Simon, slaap jy? Was jy nie in staat om een uur lank te
waak nie? 38 Waak en bid sodat julle nie in versoeking kom nie.[*] Die
gees is wel gewillig, maar die vlees is swak.” 39 Hy het weer gaan bid
en dieselfde woorde gesê. 40 Toe Hy terugkom, vind Hy hulle weer aan
die slaap, want hulle oë het swaar geword. Hulle het nie geweet wat
om Hom te antwoord nie. 41 Hy kom toe 'n derde keer en sê vir hulle:
“Slaap en rus julle nog steeds? Genoeg! Die uur het gekom. Kyk, die
•Seun van die Mens word in die hande van sondaars oorgelewer. 42
Staan op! Laat ons gaan! Kyk, die een wat My verraai, is naby!”

**Jesus word gevange geneem**

(Matt 26:47-56; Luk 22:47-53; Joh 18:3-12)

43 En dadelik, terwyl Jesus nog praat, daag Judas, een van die
twaalf, daar op. En saam met hom was daar 'n menigte, met swaarde
en knuppels, gestuur deur die leierpriesters, skrifkenners en
familiehoofde.[*] 44 Sy verraaier het vir hulle 'n teken gegee: “Die een
wat ek soen, dit is hy. Gryp hom en vat hom weg onder bewaking.” 45
Toe Judas daar aankom, het hy dadelik na Jesus gegaan en gesê,
*“Rabbi”*[u] en Hom gesoen. 46 Hulle het Hom gegryp en Hom gevange
geneem. 47 Een van dié wat naby gestaan het, het sy swaard getrek,
die slaaf van die hoëpriester geslaan en sy oor[v] afgekap. 48 Jesus sê
toe vir hulle: “Het julle soos teen 'n rower met swaarde en knuppels
uitgetrek om My gevange te neem? 49 Daagliks was Ek by julle op die
tempelterrein[w] besig om onderrig te gee,[*] en julle het My nie gevange
geneem nie. Maar laat die Skrifte vervul word!” 50 [*]Almal het Hom in
die steek gelaat en weggevlug. 51 Ook 'n sekere jongman met net 'n
linnedoek om sy naakte lyf het Hom gevolg. Hulle het hom ook
gegryp, 52 maar hy het die linnedoek laat los en naak weggevlug.

**Jesus voor die Sanhedrin**

(Matt 26:57-68; Luk 22:54-55,63-71; Joh 18:13-14,19-24)

53 Hulle het Jesus weggelei na die hoëpriester, en al die
leierpriesters, familiehoofde en skrifkenners[*] het daar saamgekom. 54

•Petrus het Hom op 'n afstand gevolg tot in die voorhof van die
hoëpriester. Hy het saam met die dienspersoneel gesit en hom by die
vuur warm gemaak.

55 Die leierpriesters en die hele Sanhedrin[x] het getuienis teen Jesus
gesoek om Hom dood te maak. Hulle kon egter niks vind nie. 56 Baie
het vals teen Hom getuig, en die getuienisse het nie met mekaar
ooreengestem nie. 57 Sommige het toe opgestaan en valse getuienis
teen Hom afgelê deur te sê: 58 "Ons het Hom hoor sê, 'Ek sal hierdie
tempel, wat met hande gemaak is, afbreek en in drie dae 'n ander bou
wat nie met hande gemaak is nie.'[*]" 59 Maar ook hieroor was hulle
getuienis nie eenders nie. 60 Die hoëpriester staan toe in hulle midde
op en vra vir Jesus: "Antwoord jy niks oor wat hierdie mense teen jou
getuig nie?" 61 Maar Hy het stilgebly en niks geantwoord nie. Die
hoëpriester vra Hom toe weer: "Is jy die Christus,[y] die Seun van die
Lofwaardige?" 62 Jesus antwoord: "Ek is!

"Julle sal die •Seun van die Mens
sien sit aan die regterhand[z] van die Magtige,[*]
en sien kom met die wolke van die hemel.[*]"

63 Die hoëpriester skeur toe sy klere[*] en sê: "Waarom het ons nog
getuies nodig? 64 [*]Julle het die godslastering gehoor. Wat is julle
bevinding?" Hulle almal het geoordeel dat Hy die dood verdien. 65
Sommige het begin om op Hom te spoeg, sy gesig te bedek en Hom te
slaan, en vir Hom gesê: "Profeteer!" Die dienaars het Hom geneem en
Hom geslaan.

#### Petrus ontken dat hy Jesus ken

(Matt 26:69-75; Luk 22:56-62; Joh 18:15-18,25-27)

66 Terwyl •Petrus onder in die binnehof was, kom een van die
diensmeisies van die hoëpriester, 67 en toe sy vir Petrus sien, besig om
homself warm te maak, kyk sy na hom en sê: "Ook jy was saam met
Jesus, die Nasarener." 68 Hy het dit ontken deur te sê: "Ek weet nie en
verstaan nie waarvan jy praat nie." Hy het buitentoe gegaan na die
voorhof toe, en 'n haan het gekraai.[a] 69 Toe die diensmeisie hom sien,
het sy weer vir die mense wat daar naby gestaan het, begin sê:
"Hierdie man is een van hulle." 70 En weer het hy dit ontken. Ná 'n
kort rukkie het die mense wat daar naby gestaan het, weer vir Petrus
gesê: "Sowaar, jy is een van hulle, want jy is ook 'n Galileër." 71 Hy
begin toe vloek en sweer: "Ek ken nie hierdie man van wie julle praat
nie." 72 En onmiddellik het 'n haan 'n tweede keer gekraai. Toe het
Petrus die woorde onthou wat Jesus vir hom gesê het: "Voor 'n haan
twee maal kraai, sal jy my drie keer verloën."[*] En hy het bitterlik
begin huil.

### Jesus verskyn voor Pilatus

(Matt 27:1-2,11-14; Luk 23:1-5; Joh 18:28-38)

**15** 1 En dadelik, vroeg die oggend, het die leierpriesters met die
familiehoofde, skrifkenners[*] en die hele Sanhedrin[b] 'n plan beraam.[*]
Hulle het Jesus geboei, weggeneem en aan •Pilatus oorgelewer. 2
Pilatus vra Hom toe: "Is jy die koning van die Jode?" Hy antwoord
hom: "U sê dit." 3 Die leierpriesters het Hom van baie dinge beskuldig.
4 Pilatus vra Hom toe weer: "Antwoord jy niks nie? Kyk hoeveel
beskuldigings bring hulle teen jou in!" 5 Maar Jesus het steeds niks
geantwoord nie,[c] sodat Pilatus verwonderd was.

### Pilatus veroordeel Jesus ter dood

(Matt 27:15-26; Luk 23:13-15; Joh 18:39 — 19:16)

6 Tydens elke fees het hy vir hulle op hulle versoek een gevangene
vrygelaat. 7 Daar was 'n man met die naam Barabbas, wat saam met
die rebelle wat moord gepleeg het tydens 'n opstand gevange geneem
is. 8 Die skare het na •Pilatus gegaan en gereed gemaak om te vra dat
hy soos gewoonlik sal optree. 9 Pilatus vra hulle toe: "Wil julle hê dat
ek vir julle die koning van die Jode vrylaat?" 10 Hy het immers geweet
dat die leierpriesters Hom uit afguns oorgelewer het. 11 [*]Die
leierpriesters het die skare egter opgestook dat hy eerder Barabbas vir
hulle moet vrylaat. 12 [*]Pilatus het hierop gereageer en weer vir hulle
gevra: "Wat wil julle dan hê moet ek doen met hom wat julle die
koning van die Jode noem?" 13 Hulle het opnuut geskreeu: "Kruisig
hom!" 14 Pilatus vra toe vir hulle: "Watter kwaad het hy dan gedoen?"
Maar hulle het nog harder geskreeu: "Kruisig hom!" 15 Pilatus wou die
skare tevrede stel en het Barabbas vir hulle vrygelaat. Maar Jesus het
hy laat gesel en oorgelewer om gekruisig te word.

### Die soldate bespot Jesus

(Matt 27:27-31; Joh 19:2-3)

16 Die soldate het Hom weggelei die paleis, naamlik die *pretorium*,[d]
binne, en die hele kohort[e] byeengeroep. 17 [*]Toe trek hulle vir Hom 'n
purperrooi mantel aan en sit 'n doringkroon wat hulle gevleg het vir
Hom op, 18 en begin Hom spottend groet: "Gegroet, koning van die
Jode!" 19 Hulle het Hom herhaaldelik met 'n riet oor die kop geslaan,
op Hom gespoeg, en knielend aan Hom eer bewys. 20 En nadat hulle
Hom bespot het, het hulle die purperrooi mantel afgehaal en sy
boklere vir Hom aangetrek. Hulle lei Hom toe weg om Hom te
kruisig.

**Jesus word gekruisig**

(Matt 27:32-44; Luk 23:26-43; Joh 19:17-27)

21 Hulle het 'n verbyganger, 'n sekere Simon van Sirene wat van die
platteland gekom het, die pa van Aleksander en Rufus, gedwing om sy
kruis te dra. 22 Hulle bring Jesus toe na die plek *Golgota,* wat, as dit
vertaal word, 'Kopbeenplek'[f] beteken. 23 Hulle wou Hom wyn gemeng
met mirre gee,[g] maar Hy het dit nie geneem nie. 24 Toe kruisig hulle
Hom

> en verdeel sy klere
> deur te loot oor wie wat sou neem.[h]

25 Dit was die derde uur[i] toe hulle Hom gekruisig het. 26 Die opskrif
van die aanklag teen Hom is geskryf: "Die koning van die Jode." 27
Saam met Hom het hulle ook twee rowers gekruisig, een aan sy
regterhand en een aan sy linkerhand.[j] 29 Die verbygangers het Hom
gelaster terwyl hulle hulle koppe skud[k] en sê: "Ha! Jy wat die tempel
afbreek en in drie dae opbou, 30 red jouself, kom af van die kruis!" 31
Op dieselfde manier het ook die leierpriesters saam met die
skrifkenners spottend vir mekaar gesê: "Ander het hy gered, homself
kan hy nie red nie! 32 Laat die Christus,[l] die Koning van Israel, nou
van die kruis afkom, sodat ons kan sien en glo!" Ook hulle wat saam
met Hom gekruisig is, het Hom beledig.

**Jesus sterf**

(Matt 27:45-56; Luk 23:44-49; Joh 19:28-30)

33 Toe die sesde uur aanbreek, het dit oor die hele aarde donker
geword tot die negende uur[m] toe. 34 Op die negende uur het Jesus met
'n harde stem uitgeroep: *"Elo-i, Elo-i, lemá sabagtáni?"* wat, as dit
vertaal word, beteken, 'My God, my God, waarom het U My verlaat?'[n]
35 Toe sommige van die omstanders dit hoor, sê hulle: "Kyk, hy roep
Elia." 36 Iemand het gehardloop, 'n spons met suur wyn deurweek, dit
op 'n riet gesit en vir Hom gehou om te drink, met die woorde: "Wag,
laat ons sien of Elia kom om hom af te haal." 37 Jesus het met 'n harde
stem uitgeroep en sy asem uitgeblaas. 38 Die voorhangsel van die
heiligdom is in twee geskeur, van bo tot onder. 39 Toe die *centurio,*[o]
wat reg oorkant Hom gestaan het, Hom sy asem so sien uitblaas, sê
hy: "Waarlik, hierdie man was die •Seun van God!" 40 Daar was ook
vroue wat op 'n afstand gekyk het, onder wie Maria Magdalena,[p]
Maria, die ma van die jong Jakobus en Joses, en Salome. 41 Dit is die
vroue wat Hom, toe Hy in Galilea was, gevolg en bedien het. Baie
ander vroue, wat saam met Hom na Jerusalem gegaan het, was ook
daar.

**Jesus word begrawe**

(Matt 27:57-61; Luk 23:50-56; Joh 19:38-42)

**42** Toe dit reeds aand was, en aangesien dit die Voorbereidingsdag,[q]
die dag voor die Sabbat was, **43** het Josef van Arimatea, 'n
vooraanstaande lid van die Raad, wat ook uitgesien het na die
•koninkryk van God, na •Pilatus gegaan. Hy het moed bymekaar
geskraap en die liggaam van Jesus gevra. **44** Pilatus was verbaas dat
Hy al dood was, en het die *centurio*[r] laat roep en hom gevra of Hy
reeds 'n geruime tyd dood was. **45** Toe hy dit wel by die *centurio*
verneem het, het hy die lyk vir Josef gegee. **46** Josef het toe 'n
linnedoek gekoop en nadat hy Hom van die kruis afgehaal het, Hom in
die linnedoek toegedraai, Hom neergelê in 'n graf wat in 'n rots
uitgekap was, en 'n klip teen die ingang van die graf gerol. **47** Maria
Magdalena[s] en Maria, die ma van Joses, het gesien waar Hy neergelê
is.

### Jesus word uit die dood opgewek

(Matt 28:1-8; Luk 24:1-12; Joh 20:1-10)

**16** 1 Toe die Sabbat verby was, het Maria Magdalena,[t] Maria, die
ma van Jakobus, en Salome geurige speserye gekoop sodat hulle Hom
kon gaan salf. 2 Baie vroeg op die eerste dag van die week,[u] kom hulle
net ná sonop by die graf. 3 Hulle sê toe vir mekaar: “Wie sal vir ons
die klip van die ingang van die graf af wegrol?” 4 Maar toe hulle
opkyk, sien hulle dat die klip reeds weggerol is — dit was 'n baie groot
klip. 5 Toe hulle in die graf ingaan, het hulle 'n jongman, met 'n wit
*stola*[v] om, aan die regterkant sien sit, en hulle was uit die veld geslaan.
6 Maar hy sê vir hulle: “Moenie verbaas wees nie. Julle soek Jesus van
Nasaret, wat gekruisig is. Hy is uit die dood opgewek. Hy is nie hier
nie. Kyk, hier is die plek waar hulle Hom neergelê het. 7 Maar gaan sê
vir sy dissipels en vir •Petrus, ‘Hy gaan voor julle uit na Galilea. Daar
sal julle Hom sien, soos Hy vir julle gesê het.’ ” 8 Hulle het uitgegaan
en van die graf af weggehardloop, want bewing en verbystering het
hulle oorval. Hulle het vir niemand iets gesê nie, want hulle was
bang.[wx]

### Jesus verskyn aan Maria Magdalena

(Matt 28:9-10,16-20; Luk 24:13-53; Joh 20:11-29; Hand 1:6-11)

9 Nadat Jesus vroeg die oggend op die eerste dag van die week[y]
opgestaan het, het Hy eerste verskyn aan Maria Magdalena,[z] uit wie
Hy voorheen sewe demone uitgedryf het. 10 Sy het dit gaan vertel vir
die mense wat by Hom was, terwyl hulle treur en huil. 11 Toe hulle
hoor dat Hy leef en sy Hom gesien het, het hulle dit nie geglo nie.

### Jesus verskyn aan die dissipels

(Luk 24:13-35)

12 Hierna het Hy in 'n ander gestalte aan twee van hulle verskyn
terwyl hulle op pad was na die platteland. 13 Hulle het dit vir die res
gaan vertel, maar dié het hulle ook nie geglo nie.

14 Later het Hy aan die elf verskyn terwyl hulle aan tafel aangelê
het.[a] Hy het hulle verwyt oor hulle ongeloof en hardheid van hart,
omdat hulle die mense wat gesien het dat Hy opgewek is, nie geglo
het nie. 15 Hy sê toe vir hulle: “Gaan die hele wêreld in en verkondig
die evangelie aan die hele mensdom. 16 Wie tot geloof gekom het en
gedoop is, sal verlos word, maar wie nie tot geloof gekom het nie, sal
veroordeel word. 17 Hierdie tekens sal hulle wat tot geloof gekom het,
vergesel: In my Naam sal hulle demone uitdryf, in nuwe tale praat, 18
en slange met hulle hande optel; as hulle iets dodeliks sou drink, sal

dit hulle nie kwaad aandoen nie, en op siekes sal hulle die hande lê en hulle sal gesond word."

### Jesus vaar op na die hemel

**19** Nadat die Here Jesus met hulle gepraat het, is Hy in die hemel
opgeneem en het Hy aan die regterhand[b] van God gaan sit. **20** Hulle
het toe uitgegaan en oral gepreek. Die Here het met hulle meegewerk
en die prediking bevestig met wondertekens wat daarop gevolg het.
•*Amen*.

**a 1:1 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

**b 1:1 Jesus … God:** Ander manuskripte lui net "Jesus Christus".

**c 1:2 Kyk … maak:** Aanhaling uit Mal 3:1 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Eks 23:20; Matt 11:10; Luk 1:76; 7:27; Joh 3:28.

**d 1:3** Aanhaling uit Jes 40:3 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Joh 1:23.

**e 1:3 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **1:4 het Johannes … bekering:** Hand 13:24; 19:4

* **1:6 leergordel … heupe:** 2 Kon 1:8; Sag 13:4

* **1:7** Hand 13:25

**f 1:11 Jy is … Ek My:** Toespeling op Gen 22:2; Ps 2:7; Jes 42:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 12:18; 17:5; Mark 9:7; Luk 9:35; 2 Pet 1:17.

**g 1:12 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

**h 1:13 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **1:14 gevange … is:** Mark 6:17-18; Joh 3:24

* **1:15 Die bestemde … vervul:** Gal 4:4; Ef 1:10

* **1:15 die koninkryk … Bekeer julle:** Matt 3:2

**i 1:16 See van Galilea:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **1:19 Jakobus … broer:** Matt 10:2; Mark 3:17; 10:35; Luk 5:10

* **1:21 op die Sabbat … binnegegaan:** Mark 6:2; Luk 4:16; 6:6; 13:10

* **1:22** Matt 7:28-29

* **1:23 'n man … gees:** Mark 5:2

* **1:24 Los … Nasaret:** Matt 8:29; Mark 5:7; Luk 4:34; 8:28

* **1:24 die Heilige … God:** Joh 6:69

* **1:26** Mark 9:26

* **1:28** Matt 4:24

* **1:31 haar hand … opgehelp:** Matt 9:25; Mark 5:41; 9:27; Luk 8:54

* **1:32 het hulle … gebring:** Matt 4:24

* **1:34 Hy het die … geken het:** Mark 3:12

* **1:35** Matt 14:23; Mark 6:46; Luk 5:16; 6:12

* **1:39** Matt 4:23; 9:35

**j 1:40 Melaatse:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

* **1:43-44 Jesus het … vertel nie:** Matt 9:30

* **1:44 gaan wys … voorgeskryf het:** Lev 14:2-32

**k 2:4 dak:** Eenvoudige huise het gewoonlik 'n plat dak gehad wat van klei en plantmateriaal gemaak was.

**l 2:4 slaapmat:** Dit verwys na 'n ligte matras met strooi gevul.

* **2:5 jou sondes … vergewe:** Luk 7:48

* **2:7 Wie is in … God:** Ps 103:3; Jes 43:25; 1 Joh 1:9

* **2:8 Waarom … hieroor:** Matt 16:8

* **2:12 So iets … gesien nie:** Matt 9:33

* **2:14 Volg My:** Matt 8:22; 19:21; Mark 10:21; Luk 9:59; 18:22; Joh 1:43; 21:19,22

* **2:14 hy het … gevolg:** Matt 4:20,22

**m 2:15 vir … aangelê het:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **2:16** Matt 11:19; Luk 7:34; 15:1-2

**n 2:21 nog … gekrimp is:** Die Griekse woord kan ook vertaal word “nuwe”.

**o 2:22 leersakke:** 'n Sak waarin wyn of water gehou is.

* **2:23 het sy dissipels … pluk:** Deut 23:25

* **2:26 in die tyd … hoëpriester was:** 2 Sam 15:35

**p 2:26 vertoonbrode:** Brode wat in die heilige deel van die tempel geplaas is. Slegs ritueel gereinigde priesters is toegelaat om daarvan te eet; vgl Lev 24:5-8.

* **2:25-26 wat Dawid … gegee het:** 1 Sam 21:1-6

* **2:27 Die Sabbat … mens:** Eks 20:8-10; Deut 5:12-14

* **3:4** Luk 14:3

* **3:5 die hardheid … harte:** Mark 6:52; 8:17; Joh 12:40; Rom 11:25; Ef 4:18

**q 3:6 Herodiane:** Ondersteuners van die huis van •Herodes, 'n politieke party, nie 'n godsdienstige nie. Hulle het met die •Fariseërs 'n bondgenootskap aangegaan teen Jesus.

* **3:6 Die Fariseërs … Herodiane:** Matt 22:15-16; Mark 12:13

* **3:7-8 'n groot menigte uit … Jordaan:** Matt 4:25

* **3:9** Mark 4:1; Luk 5:3

* **3:10** Matt 14:36; Mark 6:56

* **3:11-12** Mark 1:34; Luk 4:41

* **3:16** Matt 16:17-18; Joh 1:42

* **3:17 Jakobus … Johannes:** Luk 9:54

**r 3:18 Kananeus:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "•seloot" of "•yweraar".

* **3:19 Judas … verraai het:** Matt 26:25; 27:3; Joh 18:2,5

* **3:20 die skare … eet nie:** Mark 6:31

**s 3:21 hulle:** Kan ook vertaal word "die mense".

* **3:21 want hulle … beroof was:** Joh 10:20

**t 3:22 Beëlsebul:** •Satan, die aanvoerder van die demone (Matt 12:24). Sy naam en die naam van die Filistynse afgod Baäl-Sebub (2 Kon 2:2-4) is amper dieselfde.

* **3:22 deur die … uitdryf:** Matt 9:34

**u 3:23 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

**v 3:26 Satan:** Satan verwys hier na die koninkryk van Satan.

* **3:29 kry tot … sonde:** 1 Joh 5:16

* **3:30 hulle het … gees:** Joh 7:20; 8:48,52; 10:20

* **3:31 Sy moeder … broers:** Mark 6:3; Joh 2:12; Hand 1:14

**w 3:32 u broers:** Sommige manuskripte lui “jou broers en jou susters”.

* **3:35 Want … doen:** Joh 7:17; 9:31

* **4:1** Mark 3:7-9; Luk 5:1-3

* **4:2 Hy het … geleer:** Matt 13:34; Mark 4:33-34

* **4:9 Wie ore … luister:** Matt 11:15; 13:43; Mark 4:23; Luk 14:35; Op 2:7,11,17,29; 3:6,13,22

* **4:10 het die … gelykenisse:** Matt 15:15; Mark 7:17

* **4:12 hulle met … word nie:** Jes 6:9-10; Joh 12:40; Hand 28:26-27

**x 4:15 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **4:17 As verdrukking … dadelik:** Matt 26:31; Mark 14:27

* **4:19 verleiding … rykdom:** Matt 19:23-24; Mark 10:23-24; Luk 12:15-21; 18:24-25

**y 4:21 maatemmer:** 'n Romeinse droë inhoudsmaat vir graan, ongeveer 8,7 liter; •Inhoudsmate.

* **4:21 'n Lamp … word nie:** Matt 5:15; Luk 11:33

* **4:22** Matt 10:26; Luk 12:2

* **4:23** Matt 11:15; 13:43; Mark 4:9; Luk 14:35; Op 2:7,11,17,29; 3:6,13,22

* **4:24 Met die … gemeet word:** Matt 7:2; Luk 6:38

* **4:25** Matt 13:12; 25:29; Luk 19:26

* **4:27** Jak 5:7

* **4:29 steek … daar is:** Joël 3:13; Op 14:15

* **4:31 soos … mosterdsaadjie:** Matt 17:20; Luk 17:6

* **4:32 die voëls … maak:** Eseg 17:23; 31:6; Dan 4:12,21

**z 4:38 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

**a 4:39 see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

**b 5:1 see:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

**c 5:1 Geraseners:** Ander manuskripte lui “•Gadareners” of “Gergeseners”. Die Geraseners was

inwoners van Gerasa, 'n dorp ongeveer 50 km suidoos van die •See van Galilea; vgl Matt 8:28.

* **5:2 'n man … gees:** Mark 1:23

**d 5:5 dag en nag:** •Nag en dag.

* **5:7 Los … God:** 1 Kon 17:18; Mark 1:24; Luk 4:34; **Seun … God:** Luk 1:32; 6:35

* **5:7 Ek … God:** Matt 26:63

**e 5:9 Legioen:** 'n Romeinse militêre eenheid van 6 000 voetsoldate en 'n berede mag. Die woord dui hier 'n groot getal aan; •Militêre terme.

* **5:19 Gaan … huis:** Matt 9:6; Mark 8:26; Luk 5:24; 8:39

**f 5:20 Dekapolis:** 'n Gebied oos van die Jordaan. Die naam Dekapolis beteken 'tien dorpe'.

* **5:23 Kom … kan word:** Matt 8:3; Mark 6:5; 7:32; 8:23,25; Luk 4:40; 13:13; Hand 9:12,17; 28:8

**g 5:25 bloedvloeiing:** Menstruele bloeding.

* **5:27 aan sy … geraak:** Matt 14:36; Mark 6:56

* **5:30 Jesus … uit Hom:** Luk 6:19

* **5:34 jou geloof … gered:** Mark 10:52; Luk 7:50; 17:19

* **5:34 Gaan … vrede:** 1 Sam 1:17; 20:42; 2 Sam 15:9; 2 Kon 5:19; Luk 7:50; Hand 16:36; Jak 2:16

* **5:37 Petrus … van Jakobus:** Matt 10:2; 17:1; Mark 1:29; 3:16-17; 9:2; 13:3; 14:33; Luk 6:14; 9:28; Hand 1:13

* **5:39 Die kindjie … net:** Joh 11:1

**h 5:41 *Talita koem:*** Dit is Aramees wat Jesus hier gebruik.

* **5:41 Ek … op:** Luk 7:14

* **5:43 Hy het … weet nie:** Mark 1:44; 7:36

* **6:2 watter … hom gegee:** Joh 7:15

* **6:3 Is hy … Maria:** Joh 6:42

* **6:3 die seun … Simon nie:** Mark 3:31

* **6:4 'n Profeet … tuisdorp:** Joh 4:44

* **6:5 'n paar … te lê:** Matt 14:14; Mark 6:13; **gesond … te lê:** Matt 9:18; Mark 5:23; 7:32;

8:23,25; Luk 4:40; 13:13; Hand 9:12,17; 28:8

* **6:7 begin … stuur:** Luk 10:1

* **6:8-9 het Hy hulle … sandale dra:** Luk 10:7

* **6:10 Waar … vertrek:** Luk 10:7

**i 6:11 skud … af:** Dit was 'n teken dat mense niks verder met ander te doen wou hê nie; vgl Matt 10:14; Luk 9:5; 10:11; Hand 13:51; 18:6.

* **6:11 as getuienis … hulle:** Matt 8:4; 10:18; Mark 1:44; 13:9; Luk 5:14

* **6:13 baie siekes … gesalf:** Jak 5:14

* **6:13 baie siekes … gemaak:** Matt 14:14; Mark 6:5

**j 6:14 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

* **6:14-15 Sommige … profete:** Matt 16:14; Mark 8:28; Luk 9:19

* **6:17-18** Luk 3:19-20

* **6:18 Dit is … vat nie:** Lev 18:16

**k 6:21 *chiliarge:*** *Chiliarg* (enkelvoud), 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **6:23 Wat jy … koninkryk:** Est 5:3,6; 7:2

* **6:29 sy liggaam … neergelê:** Matt 27:59-60; Luk 23:52-53; Joh 19:38,41

* **6:30** Luk 10:17

* **6:31 hulle het selfs … eet nie:** Mark 3:20

* **6:34 het Hy die … gekry:** Matt 9:36; 15:32; Mark 8:2

* **6:34 hulle soos … herder was:** Num 27:17; 1 Kon 22:17; 2 Kron 18:16; Eseg 34:8; Sag 10:2; Matt 9:36

* **6:35-44** Matt 15:32-38; Mark 8:1-9

**l 6:37 tweehonderd *denarii:*** Dit was 'n groot bedrag geld. 'n *Denarius* (enkelvoud) was 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

**m 6:39 te … sit:** Letterlik ‘vir ete aanlê’; vgl Matt 8:11.

* **6:46 het Hy na … bid:** Mark 1:35; Luk 5:16; 6:12; 9:28

**n 6:47 see:** Dit is 'n binnelandse meer, ook bekend as die •See van Galilea.

**o 6:48 vierde nagwaak:** Dit verwys na die vierde wagbeurt waarin die nag volgens die Romeinse tydsindeling verdeel is; volgens Westerse tydsbepaling dus tussen 03:00 en 06:00.

* **6:49 het hulle … spook:** Luk 24:37

* **6:51 die wind … lê:** Mark 4:39

* **6:52 hulle harte … was:** Mark 8:17

**p 6:55 slaapmatte:** Dit verwys na 'n ligte matras met strooi gevul.

* **6:56 dat die … aanraak:** Matt 9:20; Mark 5:27; Luk 8:44

* **7:2** Luk 11:38

* **7:4 was van … koperhouers:** Matt 23:25; Luk 11:39

* **7:6-7 Hierdie … van mense:** Jes 29:13 LXX

* **7:10 Eer … moeder:** Eks 20:12; Deut 5:16; Mark 10:19; Ef 6:2

* **7:10 Wie sy … doodgemaak word:** Eks 21:17; Lev 20:9

**q 7:11 *korban:*** 'n Hebreeuse woord wat iets aandui wat deur 'n gelofte vir die diens van die Here afgesonder is. Omdat dit nie noodwendig na die tempel gebring moes word nie, maar in besit van die gewer kon bly, was dit 'n gerieflike uitweg vir enigiemand wat wou verhoed dat iemand daarop aanspraak sou maak.

**r 7:15 maak:** Ander manuskripte en ouer vertalings bevat ook nog hierna **16** “Wie ore het om te hoor, moet luister.” Dit word aanvaar dat dit hier nie deel van die bronteks is nie.

* **7:17 het sy … uitgevra:** Matt 13:36; Mark 4:10; Luk 8:9

**s 7:22 jaloesie:** Letterlik ‘bose oog’.

* **7:21-22 slegte gedagtes … dwaasheid:** Rom 1:29-31; 1 Kor 5:11; 6:9-10; Gal 5:19-21; Ef 5:3-4; Kol 3:5; 1 Tim 1:9-10; 2 Tim 3:2-4; 1 Pet 4:3; Op 21:8; 22:15

**t 7:31 See van Galilea:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

**u 7:31 Dekapolis:** 'n Gebied oos van die Jordaan. Die naam Dekapolis beteken ‘tien dorpe’.

* **7:32 smeek … te lê:** Matt 9:18; Mark 5:23; 8:23,25; Luk 4:40; 13:13; Hand 9:12,17; 28:8

* **7:33** Mark 8:23

* **7:34 Nadat Hy … opgekyk het:** Matt 14:19; Mark 6:41

**v 7:34 *Effata:*** Dit is Aramees wat Jesus hier gebruik.

* **7:36 Jesus … vertel nie:** Mark 1:44; 5:43

* **7:36 hoe meer … uitbasuin:** Mark 1:45

**w 7:37 dowes … praat:** Toespeling op Jes 35:5-6 as heenwysing na Jesus Christus.

* **8:1-10** Matt 14:14-21; Mark 6:35-44; Luk 9:12-17; Joh 6:5-13

**x 8:10 Dalmanuta:** Ook bekend as Magadan; vgl Matt 15:39.

* **8:11** Matt 12:38; 16:1; Luk 11:16; Joh 6:30

* **8:12 Waarom … teken:** Matt 12:39; Luk 11:29

* **8:15 Pasop … Fariseërs:** Luk 12:1

**y 8:15 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

* **8:17 Waarom … harte:** Mark 6:52

* **8:18 Het julle oë … hoor julle nie:** Jer 5:21; Eseg 12:2; Mark 4:12; Hand 28:26

* **8:19** Matt 14:15-21; Mark 6:35-44; Luk 9:12-17; Joh 6:5-13

* **8:20** Matt 15:32-38; Mark 8:1-9

* **8:23 nadat Hy … gespoeg:** Joh 9:6

* **8:22-23 Die mense … geplaas het:** Mark 7:32-33

* **8:28** Mark 6:14-15; Luk 9:7-8

**z 8:29 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **8:30** Mark 9:9

* **8:31 die Seun … moet word:** Matt 17:12; Mark 9:12; Luk 17:25

**a 8:33 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **8:34 As iemand … My volg:** Matt 10:38; Luk 14:27

* **8:35** Matt 10:39; Luk 17:33; Joh 12:25

* **8:38** Matt 10:33; Luk 12:9

* **9:1 sommige … het nie:** Mark 13:30

* **9:2-8** 2 Pet 1:17-18

* **9:2 Petrus ... Johannes:** Matt 10:2; Mark 1:29; 3:16-17; 5:37; 13:3; 14:33; Luk 5:10; 6:14; 8:51; Hand 1:13

**b 9:5** ***Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat ‘my •Meester’ beteken.

**c 9:7 Dit ... Seun:** Toespeling op Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 3:17; 12:18; Mark 1:11; Luk 3:22; 2 Pet 1:17.

**d 9:7 luister ... Hom:** Toespeling op Deut 18:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 3:22.

* **9:9 het Jesus ... gesien het:** Matt 12:16; Mark 8:30

* **9:11-12 sê die ... herstel:** Mal 4:5-6

**e 9:12 staan ... verag word:** Toespeling op Ps 22:1-18; Jes 53:3 as heenwysing na Jesus Christus.

* **9:13 Elia ... gekom:** Matt 11:14

**f 9:17 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **9:23 Alle ... glo:** Matt 21:21; Mark 11:23-24; Luk 17:6

* **9:24 Kom ... hulp:** Luk 17:5

* **9:26 Die gees ... uitgegaan:** Mark 1:26

* **9:27** Matt 9:25; Mark 1:31; 5:41; Luk 8:54; Hand 3:7

* **9:31 Die Seun ... opstaan:** Matt 16:21; 20:18-19; Mark 8:31; 10:33-34; Luk 18:32-33; 24:7

* **9:34 want ... belangrikste is:** Luk 22:24

* **9:35 As iemand ... dienaar wees:** Matt 20:26-27; 23:11; Mark 10:43-44; Luk 22:26

* **9:37** Matt 10:40; Luk 10:16; Joh 13:20

**g 9:38 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **9:40** Matt 12:30; Luk 11:23

**h 9:41 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

**i 9:42 maalklip ... donkie:** Die boonste van twee maalklippe, met 'n gat in die middel, wat deur 'n donkie in die rondte gedraai is.

**j 9:43 lewe:** Gestel teenoor "•Gehenna", verwys dit na die ewige lewe.

**k 9:43 Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

* **9:43 As jou … Gehenna:** Matt 5:30

**l 9:43 vuur:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **44** "Waar die wurm in hulle nie doodgaan en die vuur nie geblus word nie." Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

**m 9:45 te word:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **46** "Waar die wurm in hulle nie doodgaan en die vuur nie geblus word nie." Daar word algemeen aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

* **9:47** Matt 5:29

**n 9:47 te word:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **48** "En elke offerande sal met sout gesout word"; vgl Jes 66:24.

**o 9:50 sout:** Sout was in die Bybelse tyd bekend vir die suiwerende en bederfwerende krag daarvan; vgl 2 Kon 2:19-22.

* **9:50 maar as … smaak gee:** Matt 5:13; Luk 14:34

* **9:50 Julle moet … julle hê:** Kol 4:6

* **9:50 in vrede … leef:** Rom 12:18; 1 Thess 5:13

* **10:4 om 'n … skei:** Deut 24:1,3; Matt 5:31; 19:7

* **10:6** Gen 1:27; 5:2

* **10:7-8 Daarom … vlees wees:** Gen 2:24; Ef 5:31

* **10:11-12 Wie van … pleeg sy egbreuk:** Matt 5:32; Luk 16:18; 1 Kor 7:10-11

* **10:15** Matt 18:3

**p 10:17 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **10:19 jy mag nie bedrog pleeg nie:** Deut 24:14; Jak 5:4

* **10:19 Jy mag nie moord … moeder:** Eks 20:12-16; Deut 5:16-20

* **10:21 'n skat … hemel:** Matt 6:20; Luk 12:33

* **10:23 Hoe … ingaan:** Mark 4:19

**q 10:24 gaan:** Sommige Griekse manuskripte lui verder "vir hulle wat op hulle rykdom vertrou".

* **10:27 want alles … God:** Gen 18:14; Job 42:2; Sag 8:6 LXX; Mark 14:36

* **10:31** Matt 20:16; Luk 13:30

* **10:33-34** Matt 16:21; 17:22-23; Mark 8:31; 9:31; Luk 24:7

* **10:35 Jakobus … Sebedeus:** Matt 4:21; 10:2; 17:1; Mark 1:19,29; 3:17; 5:37; 9:2; 10:41; 13:3; 14:33; Luk 5:10; 6:14; 8:51; 9:28,54; Hand 1:13

**r 10:35 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **10:36 Wat … doen:** Matt 20:32; Mark 10:51; Luk 18:41

**s 10:37 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

* **10:37 Beskik … sit:** Matt 19:28; Luk 22:30

* **10:38 die beker … Ek drink:** Joh 18:11

* **10:38 met die doop … Ek gedoop word:** Luk 12:50

* **10:39 Die beker … julle gedoop word:** Hand 12:2

* **10:42** Luk 22:25

* **10:43-44 maar wie belangrik … slaaf wees:** Matt 23:11; Mark 9:35; Luk 22:26

* **10:45** 1 Tim 2:5-6

* **10:47 Seun … my:** Matt 9:27; 15:22

* **10:51 Wat … doen:** Mark 10:36

**t 10:51 *Rabboeni:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Aramees wat 'my •Meester' beteken.

**u 10:51 sien:** Die Griekse woord beteken 'sien' of 'weersien'.

* **10:52 Jou geloof … gered:** Matt 9:22; Mark 5:34; Luk 7:50; 8:48; 17:19

**v 11:9 Hosanna:** Die Hebreeuse woord wat in Ps 118:25 met "verlos ons tog" vertaal is, word uitgespreek *hosji-a na.* Dit het die uitroep "•Hosanna" geword.

**w 11:9 Hosanna … Here:** Aanhaling uit Ps 118:25-26 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 21:15; 23:39.

* **11:10 Geseënd … Dawid:** Luk 1:32-33; Hand 2:29

**x 11:11 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **11:13 Hy het van … blare:** Luk 13:6

* **11:14 Mag … eet nie:** Mark 11:20

y **11:15 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **11:17 My huis … genoem word:** Jes 56:7

* **11:17 rowerspelonk:** Jer 7:11

* **11:18 Die leierpriesters … bring:** Mark 14:1; Luk 20:19; 22:2

z **11:19 Jesus … dissipels:** Letterlik 'hulle'. Sommige manuskripte lui "Hy".

* **11:20-21** Mark 11:14

a **11:21** ***Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

* **11:23** Matt 17:20; Luk 17:6; 1 Kor 13:2

* **11:25 as julle … iemand het:** Matt 5:23; Op 2:4,14,20

b **11:25 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **11:25 vergeef hom … kan vergeef:** Matt 6:14

c **11:25 kan vergeef:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **26** "Maar as julle nie vergewe nie, sal julle Vader in die hemele ook nie julle oortredinge vergewe nie." Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

d **11:27 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **11:27 leierpriesters … familiehoofde:** Matt 16:21; 27:41; Mark 8:31; 14:43,53; 15:1; Luk 9:22; 22:66

e **11:30 hemel:** 'n Verwysing na God.

* **11:30 Die doop … hemel:** Joh 1:33

* **11:31** Matt 21:32; Luk 7:30

* **11:32 Hulle was … beskou:** Matt 14:5; 21:46

f **12:1 wagtoring:** 'n Hoë uitkykpunt vanwaar mense kan sien of vyande of diere aankom.

* **12:1 'n Man … gebou:** Jes 5:1-2

**g 12:6 geliefde seun:** Toespeling op Gen 22:2 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 3:17; 17:5; Mark 1:11; 9:7; Luk 3:22; 2 Pet 1:17.

* **12:8** Heb 13:12

* **12:10 Die klip … geword:** Hand 4:11; 1 Pet 2:7

**h 12:10-11 Die klip … oë:** Aanhaling uit Ps 118:22-23 as heenwysing na Jesus Christus.

* **12:12 Hulle wou … skare:** Matt 14:5; Luk 22:2

**i 12:13 Herodiane:** Ondersteuners van die huis van •Herodes, 'n politieke party, nie 'n godsdienstige nie. Hulle het met die Fariseërs 'n bondgenootskap teen Jesus aangegaan.

* **12:13 Hulle stuur … Herodiane:** Mark 3:6

**j 12:14 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

**k 12:15 *denarius:*** 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

* **12:17 Gee … hom toekom:** Rom 13:7

**l 12:17 hieroor:** Letterlik 'oor Hom'.

* **12:18 Die Sadduseërs … is nie:** Hand 23:8

**m 12:19 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **12:19 as iemand … verwek:** Gen 38:8; Deut 25:5

**n 12:25 tree hulle … uitgegee nie:** Verteenwoordig die destydse Joodse siening: Mans trou en vroue word deur hulle vaders uitgegee om te trou.

**o 12:25 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **12:26 in die boek … doringbos:** Eks 3:2

* **12:26 Ek is … Jakob:** Eks 3:6,15-16

**p 12:29 enigste Here:** Of "is een Here".

* **12:29-30 Luister … krag:** Deut 6:4-5; Jos 22:5; Luk 10:27

* **12:31 Jy moet … jouself:** Lev 19:18; Rom 13:9; Gal 5:14; Jak 2:8

**q 12:32 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **12:32 Die skrifkenner … Meester:** Luk 20:39

* **12:32 Hy Een is:** Deut 6:4

* **12:32 dat daar … Hy nie:** Deut 4:35; Jes 45:21

* **12:33 Om Hom … krag:** Deut 6:5; Jos 22:5; Luk 10:27

* **12:33 jou naaste … jouself:** Lev 19:18; Rom 13:9; Gal 5:14; Jak 2:8

* **12:33 belangriker … diereoffers:** 1 Sam 15:22; Hos 6:6

* **12:34 Niemand … vra nie:** Matt 22:46; Luk 20:40

**r 12:35 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

**s 12:35 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

**t 12:36 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**u 12:36 Die Here … geplaas het:** Aanhaling uit Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 2:34-35; 1 Kor 15:25; Heb 1:13.

* **12:36 vyande … geplaas het:** Ps 110:1

* **12:37 Die groot … geluister:** Luk 19:48; 21:38

**v 12:38 *stolas:*** *Stola* (enkelvoud), 'n lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet.* Dit strek tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid; •Kleredrag.

* **12:41 Jesus … gesit:** Joh 8:20

* **12:41 kyk … gooi:** 2 Kon 12:9

**w 12:42 *lepta:*** *Lepton* (enkelvoud), die kleinste Romeinse muntstuk; •Munte.

**x 12:42 *kwadrant:*** Die dagloon van 'n arbeider het bestaan uit 64 *kwadrante;* •Munte.

* **12:43-44 hierdie weduwee … lewensonderhoud:** 2 Kor 8:12

**y 13:1 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

**z 13:1 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **13:2 Hier … afgebreek word:** Luk 19:44

* **13:6** Joh 5:43

* **13:8 Want … teen koninkryk:** Jes 19:2; 2 Kron 15:6

* **13:9** Matt 10:17-18

**a 13:9 sanhedrins:** Naas die •Sanhedrin in Jerusalem wat die hoogste Joodse gesagsliggaam was, was daar ook elders kleiner "sanhedrins" wat plaaslike regsaangeleenthede moes behartig.

**b 13:9 prokurators:** Prokurator (enkelvoud), 'n amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **13:11** Matt 10:19-20; Luk 12:11-12

* **13:12 Kinders … kom:** Miga 7:6

* **13:13** Matt 10:22

* **13:13 Julle … Naam:** Joh 15:18-21

**c 13:14 gruwel … verwoesting:** 'n Toespeling op die beeld van Zeus wat in 167 vC in die tempel op die brandofferaltaar opgerig is; vgl Dan 9:27; 11:31; 12:11.

* **13:15-16** Luk 17:31

**d 13:15 dakstoep:** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n huis wat gewoonlik van klei en plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

* **13:17** Luk 23:29

* **13:19 In daardie … toe was:** Dan 12:1; Op 7:14

**e 13:21 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **13:22** Deut 13:1-3; Op 13:13

**f 13:25 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **13:24-25 sal die … geskud word:** Jes 13:10; 34:4; Eseg 32:7-8; Joël 2:10,31; 3:15; Op 6:12-14; 8:12

**g 13:26 die Seun … sien kom:** Toespeling op Dan 7:13-14 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Mark 8:38; Op 1:7.

* **13:27 sy uitverkorenes … hemel:** Deut 30:4; Sag 2:6,10

* **13:28** Matt 21:19; Mark 11:13

* **13:31** Matt 5:18; Luk 16:17

* **13:32** Hand 1:7

* **13:33** Matt 25:13

* **13:34** Matt 25:14

* **13:35** Luk 12:36-38

**h 13:35 vroegoggend:** Volgens Westerse tydsbepaling tussen 03:00 en 06:00.

**i 14:1 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**j 14:1 Fees ... Brood:** 'n Fees wat begin het met die •Pasga en wat sewe dae lank aangehou het, van 14 tot 21 •*Nisan*. In daardie sewe dae moes die Israeliete brood eet wat nie suurdeeg in het nie; •Feeste.

* **14:1 Die leierpriesters ... maak:** Mark 11:18; Luk 19:47

* **14:3** Luk 7:37-38

**k 14:3 Melaatse:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

**l 14:3 aan ... aangelê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

**m 14:3 nardusolie:** Geurige olie afkomstig van die nardusplant, wat in Noord-Indië gegroei het. Dit het meegebring dat hierdie olie uiters duur was, ongeveer die ekwivalent van 'n gemiddelde arbeider se loon vir 'n volle jaar; vgl Mark 14:5.

**n 14:5 *denarii:*** 300 *denarii* is ongeveer die ekwivalent van 'n arbeider se loon vir een jaar (minus Sabbatte); •Munte.

* **14:7 Die armes ... by julle:** Deut 15:11

* **14:8 Sy het ... begrafnis:** Joh 19:40

**o 14:12 Fees ... Brood:** 'n Fees wat begin het met die •Pasga en wat sewe dae lank aangehou het, van 14 tot 21 •*Nisan*. In daardie sewe dae moes die Israeliete brood eet wat nie suurdeeg in het nie; •Feeste.

* **14:12 Op die ... geslag het:** Eks 12:6,14-20

**p 14:12 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**q 14:18 aan ... aanlê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **14:18 Een van ... eet:** Ps 41:10

* **14:22 het Hy brood … vir hulle:** Matt 14:19; 15:36; Mark 6:41; 8:6; Luk 9:16

* **14:23-24 Toe het Hy … my bloed:** 1 Kor 10:16

* **14:24 my bloed … verbond:** Eks 24:8; Sag 9:11; Heb 9:20

* **14:26 Nadat … gesing het:** Ps 113 — 118

**r 14:27 Ek … word:** Aanhaling uit Sag 13:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 26:56; Mark 14:50.

* **14:28** Mark 16:7

**s 14:30 vandag:** Die Joodse dag begin met sononder.

* **14:31 Selfs … sterf:** Joh 11:16

* **14:32 Toe … Getsemane:** Joh 18:1

* **14:33 Petrus … Johannes:** Matt 17:1; Mark 5:37; 9:2; 13:3; Luk 5:10; 6:14; 8:51; 9:28; Hand 1:13

* **14:34 My siel … bedroef:** Ps 42:5,11; 43:5; Joh 12:27

* **14:34 My siel … dood toe:** Jona 4:9

**t 14:36 *Abba:*** Die Aramese woord vir 'Vader', waarmee Jesus God in die gebed aangespreek het; Rom 8:15; Gal 4:5-6.

* **14:36 maar nie … U wil:** Joh 5:30; 6:38

* **14:38 bid … kom nie:** Matt 6:13; Luk 11:4

* **14:43 leierpriesters … familiehoofde:** Matt 16:21; 27:41; Mark 8:31; 11:27; 14:53; 15:1; Luk 9:22; 20:1

**u 14:45 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

**v 14:47 oor:** Die Grieks gebruik hier 'n verkleinwoord (oortjie) wat daarop kan dui dat dit net 'n deel van die oor was.

**w 14:49 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **14:49 Daagliks … te gee:** Luk 19:47; 21:37; Joh 18:20

* **14:50** Sag 13:7; Matt 26:31; Mark 14:27

* **14:53 leierpriesters … skrifkenners:** Matt 16:21; 27:41; Mark 8:31; 11:27; 14:43; 15:1; Luk 9:22; 20:1

**x 14:55 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **14:58 Ek sal ... is nie:** Mark 15:29; Joh 2:19

**y 14:61 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

**z 14:62 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

* **14:62 sien sit ... Magtige:** Ps 110:1; Matt 22:44; Luk 20:42; Hand 2:34; Ef 1:20; Kol 3:1; Heb 1:3,13; 10:12; 12:2

* **14:62 sien kom ... hemel:** Dan 7:13; Matt 24:30; Mark 13:26; Luk 21:27; Op 1:7; 14:14

* **14:63 Die hoëpriester ... klere:** Num 14:6; Hand 14:14

* **14:64** Lev 24:16; Joh 19:7

**a 14:68 'n haan ... gekraai:** Sommige manuskripte bevat nie hierdie woorde nie.

* **14:72 Voor ... verloën:** Matt 26:34; Mark 14:30; Luk 22:34; Joh 13:38

* **15:1 leierpriesters ... skrifkenners:** Matt 16:21; 27:41; Mark 8:31; 11:27; 14:43,53; Luk 9:22; 20:1

**b 15:1 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **15:1 vroeg ... beraam:** Luk 22:66

**c 15:4-5 Pilatus ... geantwoord nie:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Mark 14:60-61; Luk 23:9.

* **15:11** Hand 3:14

* **15:12-14** Hand 3:13; 13:28

**d 15:16 *pretorium:*** Dit was óf die ou paleis van •Herodes, óf die vesting Antonia, waar die •prokurator gedurende feestye tuisgegaan het.

**e 15:16 kohort:** 'n Afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000, maar gewoonlik 600 man, bestaan het; •Militêre terme.

* **15:17-19** Luk 23:11

**f 15:22 Kopbeenplek:** 'n Heuwel buite Jerusalem waar teregstellings plaasgevind het.

**g 15:23 Hulle wou ... gee:** Toespeling op Ps 69:22 as heenwysing na Jesus Christus.

**h 15:24 verdeel … neem:** Toespeling op Ps 22:19 as heenwysing na Jesus Christus.

**i 15:25 derde uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 09:00; •Tydsindeling.

**j 15:27 linkerhand:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **28** "En die Skrifte is vervul wat lui, 'Hy is saam met die misdadigers gereken.' " Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

**k 15:29 terwyl … skud:** Toespeling op Ps 22:8; 109:25; Klaagl 2:15 as heenwysing na Jesus Christus.

**l 15:32 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

**m 15:33 sesde uur … tot … negende uur:** Volgens Westerse tydsbepaling vanaf 12:00 tot 15:00.

**n 15:34 My God … verlaat:** Aanhaling uit Ps 22:1 as heenwysing na Jesus Christus.

**o 15:39 *centurio:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor honderd; •Romeinse ampsdraers.

**p 15:40 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

**q 15:42 Voorbereidingsdag:** Die dag van voorbereiding voor die Sabbat, dws Vrydag.

**r 15:44 *centurio:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor honderd; •Romeinse ampsdraers.

**s 15:47 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

**t 16:1 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

**u 16:2 eerste … week:** Letterlik 'op die eerste van die Sabbatte', dws Sondag.

**v 16:5 *stola:*** 'n Lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet*. Dit strek tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid; •Kleredrag.

**w 16:8 bang:** In sommige manuskripte is benewens of in die plek van vs 9-20 die volgende bygevoeg: "En hulle het alles wat aan hulle vertel is kortliks aan dié saam met Petrus berig. Hierna het Jesus self deur hulle die heilige en onverganklike verkondiging van die ewige verlossing uitgestuur. •*Amen.*" Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

**x 16:8 bang:** Ander manuskripte en ouer vertalings bevat ook ná vs 8 nog vs 9-20. Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

**y 16:9 eerste … week:** Letterlik 'op die eerste van die Sabbatte', dws Sondag; vgl Joh 20:19; Hand 20:7.

39 Een van die misdadigers wat daar gehang het, het Hom
aanhoudend gelaster en gesê: "Jy is mos die Christus, of hoe? Red
jouself én ons!" 40 Die ander een het hom egter bestraf en gesê: "Het jy
nie ontsag vir God nie? Jy ondergaan per slot van sake dieselfde straf!
41 In ons geval is dit regverdig, ons word tereg gestraf vir wat ons
gedoen het. Maar hierdie man het niks verkeerds gedoen nie." 42 Hy sê
toe: "Jesus, dink aan my wanneer U in u koninkryk kom."* 43 Jesus
het hom geantwoord: "•*Amen*, Ek sê vir jou: Jy sal vandag nog saam
met My in die paradys wees."

**Jesus sterf**

(Matt 27:45,50-51,54-55; Mark 15:33,37-40; Joh 19:25,28-30)

44 Dit was ongeveer die sesde uur en duisternis het oor die hele land
toegesak tot die negende uur.q 45 Die son is verduister* en die
voorhangsel van die heiligdom* is middeldeur geskeur. 46 Met 'n harde
stem het Jesus uitgeroep: "Vader, in u hande gee Ek my gees oor!"r
Nadat Hy dit gesê het, het Hy sy asem uitgeblaas. 47 Die *hekatontarg*s
het gesien wat gebeur het en God geloof en gesê: "Waarlik, hierdie
man was onskuldig!" 48 Die hele skare wat vir hierdie skouspel
bymekaar gekom en gesien het wat gebeur, het teruggegaan terwyl
hulle op hulle bors slaan.t 49 Al sy kennisse en ook die vroue wat Hom
van Galilea af gevolg het,* het op 'n afstand bly staanu en hierdie
dinge gesien.

**Jesus word begrawe**

(Matt 27:57-61; Mark 15:42-47; Joh 19:38-42)

50 En kyk, daar was ook 'n man met die naam Josef. Hy was 'n lid
van die Raad, 'n goeie en •regverdige man 51 wat nie met hulle besluit
en optrede saamgestem het nie. Hy was afkomstig van die Joodse dorp
Arimatea en het uitgesien na die •koninkryk van God.* 52 Hy het na
•Pilatus gegaan en Jesus se liggaam gevra. 53 Nadat hy die liggaam
afgehaal het, het hy dit in linnedoeke toegedraai en Hom neergelê in
'n rotsgraf waarin daar nog nooit iemand neergelê is nie.* 54 Dit was
die Voorbereidingsdagv en die Sabbat het al begin aanbreek. 55 Die
vroue wat saam met Hom uit Galilea gekom het,* het hom gevolg en
die graf gesien, en ook hoe sy liggaam neergelê is. 56 Daarna het hulle
teruggekeer huis toe en geurige speserye en salf gaan voorberei. Op
die Sabbat het hulle gerus soos die gebod voorskryf.*

**Jesus word uit die dood opgewek**

(Matt 28:1-10; Mark 16:1-8; Joh 20:1-10)

**24** 1 Teen dagbreek, op die eerste dag van die week,w het hulle na
die graf gegaan met die geurige speserye wat hulle voorberei het. 2
Hulle het ontdek dat die klip van die graf weggerol was; 3 en toe hulle
ingaan, het hulle die Here Jesus se liggaam nie gekry nie. 4 Hulle was
verward hieroor, maar skielik het daar twee mans met glansende klere
by hulle gestaan.* 5 Hulle was verskrik* en het hulle gesigte na die
grond toe gedraai, en die mans het vir hulle gesê: "Waarom soek julle
die lewende by die dooies? 6 Hy is nie hier nie, maar is opgewek.
Onthou wat Hy vir julle gesê het toe Hy nog in Galilea was, 7 *'Die
•Seun van die Mens moet oorgelewer word in die hande van sondige
mense, gekruisig word en op die derde dag opstaan.' " 8 Hulle het toe
sy woorde onthou* 9 en van die graf af teruggedraai, en al hierdie
dinge aan die elf en al die ander gaan vertel. 10 Dit was Maria
Magdalenax en Johanna en Maria, die moeder van Jakobus, en 'n paar
ander vroue saam met hulle.* Hulle het hierdie dinge aan die •apostels
vertel, 11 maar vir die apostels het hierdie woorde na leë praatjies
geklink en hulle het die vroue nie geglo nie. 12 •Petrus egter het
opgestaan en na die graf gehardloop. Toe hy vooroor buk, sien hy net
die linnedoeke. En hy het teruggegaan huis toe, vol verwondering oor
wat gebeur het.

**Jesus verskyn op pad na Emmaus**

13 En kyk, juis op dié dag was twee van hulle op pad na 'n dorp met
die naam Emmaus, sestig *stadioi*y van Jerusalem af. 14 Hulle het met
mekaar gepraat oor al hierdie dinge wat gebeur het. 15 *Terwyl hulle
so praat en bespiegel, kom Jesus self nader en loop saam met hulle, 16
maar hulle oë is verhinder om Hom te herken. 17 Hy sê toe vir hulle:
"Waaroor loop julle so met mekaar en redeneer?" Hulle het gaan
staan, hulle gesigte somber. 18 Een van hulle, met die naam Kleopas,
het Hom geantwoord: "Is u die enigste •vreemdeling in Jerusalem wat
nie weet van die dinge wat in hierdie dae in die stad gebeur het nie?"
19 Hy vra hulle: "Watter dinge?" En hulle antwoord Hom: "Dit wat
gebeur het met Jesus van Nasaret, 'n profeet,* magtig in woord en
daad in die oë van God en die hele volk; 20 en hoe die leierpriesters en
ons volksleiers Hom oorgelewer het om ter dood veroordeel te word
en Hom laat kruisig het. 21 Ons het bly hoop dat dit Hy is wat Israel
gaan verlos.* Maar intussen is dit nou al die derde dag vandat dit
gebeur het. 22 *Sommige vroue uit ons geledere het ons bowendien
ontstel. Hulle was vanoggend vroeg by die graf, 23 en toe hulle sy

liggaam nie vind nie, het hulle kom vertel dat hulle 'n visioen gesien
het van engele wat sê dat Hy leef. 24 [*]'n Paar van ons het na die graf
gegaan en dit net so aangetref soos die vroue gesê het, maar Hom het
hulle nie gesien nie.” 25 Toe sê Hy vir hulle: “O, hoe sonder begrip en
traag van hart is julle, dat julle nie alles wat die profete gesê het,[*] glo
nie! 26 Moes die Christus[z] nie hierdie dinge ly[*] en in sy heerlikheid
ingaan nie?[*]” 27 [a]Hierna het Hy begin om al die Skrifte oor Hom,
vanaf Moses en die Profete,[b] vir hulle uit te lê.
28 Toe hulle nader kom aan die dorpie waarheen hulle op pad was,
het Jesus voorgegee dat Hy verder wil reis. 29 Maar hulle het sterk by
Hom aangedring: “Bly by ons, want dit is amper aand en die dag is
reeds verby.” Hy het toe ingedraai om by hulle oor te bly. 30 [*]Terwyl
Hy saam met hulle aan tafel aangelê het,[c] het Hy brood geneem, die
seëngebed uitgespreek, dit gebreek en vir hulle gegee. 31 Toe is hulle
oë geopen en hulle het Hom herken. Hy het egter uit hulle sig
verdwyn. 32 En hulle het vir mekaar gesê: “Het ons harte nie in ons[d]
gebrand toe Hy met ons langs die pad gepraat en die Skrifte vir ons
uitgelê het nie?”
33 Hulle het onmiddellik opgestaan en na Jerusalem teruggekeer,
waar hulle die elf, en die ander saam met hulle, bymekaar gevind het.
34 [*]En hulle het gesê: “Die Here is werklik uit die dood opgewek en
het aan Simon verskyn!” 35 Hulle verduidelik toe wat op die pad
gebeur het en hoe Hy met die breek van die brood aan hulle bekend
geword het.

#### Jesus verskyn aan die dissipels

(Mark 16:14-15,19; Joh 20:19-23)

36 Terwyl hulle nog besig was om oor hierdie dinge te praat, staan
Hy tussen hulle[*] en sê vir hulle: “Vrede vir julle!” 37 [*]Verskrik en
beangs, het hulle gedink dat hulle 'n gees sien. 38 Maar Hy sê vir hulle:
“Waarom is julle ontsteld, en waarom kom daar twyfel in julle harte
op? 39 Kyk na my hande en my voete, dit is Ek self! Vat aan my en
kyk, 'n gees het nie vleis en bene soos julle sien dat Ek het nie.” 40
Nadat Hy dit gesê het, wys Hy hulle sy hande en voete. 41 Omdat hulle
dit van vreugde steeds nie kon glo nie en verbaas was, sê Hy vir hulle:
“Het julle iets te ete hier?”[*] 42 [*]En hulle het Hom 'n stuk geroosterde
vis gegee. 43 Hy het dit geneem en dit voor hulle geëet.
44 Daarna het Hy vir hulle gesê: “Dit was my woorde wat Ek tot
julle gerig het toe Ek nog by julle was, alles wat in die Wet van Moses
en die Profete en die Psalms[e] oor My geskryf is, moet vervul word.[*]”
45 Daarop het Hy hulle verstand daarvoor geopen om die Skrifte te
verstaan 46 en vir hulle gesê: “Daar staan immers geskryf dat die
Christus[f] moet ly[g] en op die derde dag uit die dood opstaan[h] 47 en dat
in sy Naam bekering tot die vergewing van sondes aan alle nasies

verkondig moet word.* Julle moet by Jerusalem begin 48 *en getuies
van hierdie dinge wees. 49 *En kyk, Ek sal die belofte van my Vader na
julle stuur. Julle moet in die stad bly totdat julle met krag uit die
hoogte toegerus word."

**Jesus vaar op na die hemel**

(Mark 16:15,19; Hand 1:4-11)

50 Daarna het Jesus hulle uit die stad gelei, tot by Betanië. Hy het sy
hande opgehef en hulle geseën. 51 *Terwyl Hy hulle seën, het Hy van
hulle af weggegaan en is in die hemel opgeneem.[i] 52 Hulle het Hom
aanbid en met groot blydskap* na Jerusalem teruggekeer.* 53 En hulle
was voortdurend in die tempel, besig om God te prys.

**a 1:0 Die proloog:** In sy proloog of voorwoord (1:1-4) gebruik Lukas die stylvorm en die woordeskat wat destyds onder goeie Griekse geskiedskrywers gebruiklik was. In vs 5 slaan hy oor na 'n meer “Hebreeuse” Grieks.

* **1:2 die mense ... ooggetuies:** Joh 15:17

* **1:3 Theofilus:** Hand 1:1

**b 1:5 Herodes:** Daar was meer as een •Herodes. Hier is dit Herodes die Grote. Hy was koning van Palestina vanaf 37 vC tot 4 vC.

* **1:5 diensgroep van Abia:** 1 Kron 24:10

**c 1:9 heiligdom ... Here:** Die heilige deel van die tempel waar die wierookaltaar gestaan het.

**d 1:9 binne ... bring:** Omdat daar destyds so baie priesters was, was hierdie voorreg iemand net een keer in sy lewe beskore; vgl Eks 30:7.

**e 1:10 uur ... wierookoffer:** Hierdie offer is om 09:00 en weer om 15:00 gebring.

* **1:15 wyn ... drink nie:** Num 6:3; Rig 13:4; 1 Sam 1:11 LXX

* **1:17 Hy ... uitgaan:** Matt 17:11-13

* **1:17 om ... te bring:** Mal 4:5-6

* **1:17 en so ... berei:** Mal 3:1

* **1:18 Want ... leeftyd:** Gen 18:11

* **1:19 Ek ... Gabriël:** Dan 8:16; 9:21

* **1:19 Ek is gestuur ... bring:** Heb 1:14

* **1:20 Omdat ... wees:** Luk 1:45

* **1:25 minagting ... neem:** Gen 30:23

**f 1:26 In ... maand:** Dws van Elisabet se swangerskap.

* **1:27** Luk 2:5; Matt 1:16,18

**g 1:31 jy sal ... noem:** Toespeling op Jes 7:14 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Gen 16:11; Rig 13:3; Matt 1:21-23.

**h 1:33** Toespeling op Miga 4:7; Dan 7:14 as heenwysing na Jesus Christus.

**i 1:32-33 En die Here ... kom nie:** Toespeling op Jes 9:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl 2 Sam 7:12-13,16.

* **1:35 Die Heilige … oorskadu:** Matt 1:20

* **1:37** Gen 18:14

* **1:41 het … gespring:** Gen 25:22 LXX

* **1:41 het … vervul:** Luk 1:15

* **1:42 Geseënd is jy … vroue:** Rig 5:24

* **1:42 Geseënd is die … gee:** Deut 28:4

* **1:45 geseënd … word:** Luk 1:20

* **1:48 Hy … raakgesien:** 1 Sam 1:11

* **1:49 heilig … Naam:** Ps 111:9

* **1:50** Ps 103:13,17

* **1:51** Ps 89:11

* **1:51 Hy het … dink:** 2 Sam 22:28

* **1:52 magtiges … afgeruk:** Job 12:19

* **1:52 geringes … verhoog:** Job 5:11

* **1:53** 1 Sam 2:5

* **1:53 Hongeres … versadig:** Ps 107:9

* **1:54** Ps 98:3

* **1:54 Sy … bygestaan:** Jes 41:8

* **1:55** Miga 7:20; Gen 17:7; 22:17

* **1:46-55 My siel … vir ewig:** 1 Sam 2:1-10

* **1:59** Luk 2:21

**j 1:59 agtste dag:** Dws vanaf Johannes se geboorte.

* **1:59 Op … besny:** Gen 17:12; Lev 12:3

* **1:59-60 Hulle wou … genoem word:** Luk 1:13

* **1:68 Lofwaardig … Israel:** Ps 41:13; 72:18; 106:48

* **1:68 Hy … volk:** Ps 111:9; Luk 7:16

**k 1:69 'n Kragtige verlossing:** Letterlik ''n horing van verlossing'. 'n Dier se horings is beskou as 'n simbool van krag; vgl Ps 18:2.

* **1:71** Ps 106:10

* **1:72** Ps 106:45-46

* **1:73-74** Gen 22:16-17

* **1:72-73 sy heilige verbond … gesweer het:** Ps 105:8-9; Gen 17:7; Lev 26:42

* **1:75** Tit 2:12

**l 1:76 jy sal voor … maak:** Toespeling op Jes 40:3; Mal 3:1 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Matt 3:3.

**m 1:78 die môreson … opkom:** Toespeling op Mal 4:2 as heenwysing na Jesus Christus.

**n 1:78-79 die môreson … bevind:** Toespeling op Jes 9:2; 58:8; 60:1-2 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 4:16.

**o 1:80 deur … Gees:** Die bronteks kan ook vertaal word "in die gees".

* **1:80 Die kindjie … geword:** Luk 2:40

**p 1:80 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **1:80 Hy het … optree het:** Matt 3:1

**q 2:2 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **2:5 sy … Maria:** Luk 1:27

* **2:7 sy … seun:** Matt 1:25

**r 2:11 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **2:14 Eer … aarde:** Luk 19:38

* **2:17 oor … Kindjie:** Luk 2:10-12

* **2:19** Luk 2:51

* **2:21 Ná verloop … word:** Gen 17:12; Lev 12:3

* **2:21 Ná verloop … genoem:** Luk 1:59

* **2:21 En Hy … ontvang is:** Luk 1:31

* **2:22 Ná … reinigingstyd:** Lev 12:3,6

* **2:23 Elke … gewy word:** Eks 13:2,12,15

* **2:24 twee tortelduiwe … duiwe:** Lev 5:11; 12:8

* **2:25 herstel … Israel:** Jes 40:1; 49:13

* **2:30-31** Jes 40:5 LXX; 52:10; Luk 3:6; Tit 2:11

**s 2:32 'n lig … nasies:** Aanhaling uit Jes 42:6; 49:6 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:32 eer … Israel:** Jes 46:13

**t 2:34 val … mense:** Toespeling op Jes 8:14 as heenwysing na Jesus Christus; vgl 1 Kor 1:23; 1 Pet 2:8.

**u 2:36 Hanna:** 'n Bekende Joodse naam; vgl 1 Sam 1:2. Sommige vertalings lui "Anna", maar die bronteks lui "Hanna".

**v 2:37 dag en nag:** •Nag en dag.

* **2:37 God … bid:** 1 Tim 5:5

* **2:38 bevryding … Jerusalem:** Jes 52:9

* **2:39 na Galilea … Nasaret:** Matt 2:23

* **2:40 Die Kindjie … geword:** Luk 1:80

**w 2:41 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**x 2:44 dag … gereis:** Die afstand wat in 'n dag te voet afgelê kon word, tussen 32 en 40 km.

**y 2:49 met … Vader:** Letterlik 'in die dinge van my Vader'. Sommige vertalings verstaan hierdie frase in die sin van 'in die huis van my Vader'; vgl Joh 2:16.

* **2:51 Maar … bewaar:** Luk 2:19

* **2:52 steeds … mense:** 1 Sam 2:26; Spr 3:4; Luk 1:80

**z 3:1 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**a 3:1 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

**b 3:1 *tetrarg:*** Die ampstitel van iemand wat oor die kwart van 'n voorheen groter gebied

regeer het. In 'n later stadium kon dit egter bloot dui op 'n heerser oor 'n relatief klein gebied; •Romeinse ampsdraers.

**c 3:2 Annas:** Die bronteks lui “Hannas”.

**d 3:2 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **3:2 Johannes … woestyn was:** Luk 1:80

* **3:3 doop … bekering:** Hand 13:24; 19:4

* **3:6** Luk 2:30-31; Hand 28:28; Tit 2:11

**e 3:4-6 'n Stem … bring:** Aanhaling uit Jes 40:3-5 as heenwysing na Johannes die Doper.

* **3:7 Julle addergeslag:** Matt 3:7; 12:34; Luk 3:7

* **3:7 Julle addergeslag … ontkom:** Matt 23:33

* **3:8 Ons … voorvader:** Joh 8:39

* **3:9 Elke … gegooi:** Matt 7:19; Joh 15:6

**f 3:11 kledingstukke:** Letterlik ‘onderklede’.

* **3:12 Daar … word:** Luk 7:29

**g 3:12 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

**h 3:15 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **3:16 maar … maak nie:** Hand 13:25

* **3:19-20** Matt 14:3-4; Mark 6:17-18

* **3:22 die Heilige … neergedaal:** Joh 1:32

**i 3:22 Jy is … Ek My:** Toespeling op Jes 42:1; Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Gen 22:2; Matt 12:18; 17:5; Mark 9:7; Luk 9:35; 2 Pet 1:17.

* **3:23 Hy is … Josef:** Luk 4:22; Joh 6:42

* **3:27 Serubbabel … Sealtiël:** 1 Kron 3:17; Esra 3:2

* **3:31 Natan:** 2 Sam 5:14

* **3:31-32 Dawid … Isai:** 1 Sam 16:1,13

* **3:33 Juda:** Gen 29:35

* **3:31-33 Dawid … Juda:** Rut 4:17-22; 1 Kron 2:1-14

* **3:34 Jakob:** Gen 25:26; 1 Kron 1:34

* **3:34 Isak:** Gen 21:3; 1 Kron 1:28,34

* **3:34-36 Abraham … Sem:** Gen 11:10-26; 1 Kron 1:24-27

* **3:36-38 Sem … God:** Gen 4:25 — 5:32; 1 Kron 1:1-4

**j 4:1 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **4:2 versoek is:** Heb 4:15

* **4:4 Die … brood nie:** Deut 8:3

* **4:6 en die duiwel … my gegee:** Matt 28:18

* **4:8 Die Here … dien:** Deut 6:13-14

* **4:10 Wat … beskerm:** Ps 91:11

* **4:11 Op … stamp nie:** Ps 91:12

* **4:12 Jy … versoek nie:** Deut 6:16; 1 Kor 10:9

* **4:13 nadat … was:** Heb 4:15

**k 4:17 oopgerol:** Boeke was in daardie tyd in die vorm van •boekrolle wat vir leesdoeleindes oopgerol moes word.

**l 4:18-19** Aanhaling uit Jes 61:1-2; 58:6 as heenwysing na Jesus Christus.

* **4:22 Hy is … Josef:** Luk 3:23; Joh 6:42

* **4:23 Ons het … gebeur het:** Matt 4:13; Joh 2:12

* **4:24 Geen … tuisdorp nie:** Joh 4:44

* **4:25 Elia … maande:** Jak 5:17

* **4:25 die hemel … geheers het:** 1 Kon 17:1,7; 18:1

* **4:26 na 'n … Sidon:** 1 Kon 17:1,9

* **4:27** 2 Kon 5:1-14

**m 4:27 melaatses:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige

as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

**n 4:31 afgegaan:** Kapernaum het langs die •See van Galilea gelê, terwyl Nasaret suidwes daarvan tussen heuwels geleë was; vgl Matt 4:13; Joh 2:12.

* **4:32** Matt 7:28-29; Joh 7:46

* **4:33-34 Hy het … vernietig:** Matt 8:29; Mark 1:23-24; 5:7; Luk 8:28

* **4:34 Die Heilige … God:** Joh 6:69

* **4:41 U … God:** Matt 8:29; Mark 3:11; Luk 4:34

**o 4:41 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **4:41 hulle nie … Christus is:** Mark 3:12

* **4:43 Ek … verkondig:** Luk 8:1

* **4:44 Hy … preek:** Matt 4:23

* **5:1-3** Matt 13:1-2; Mark 3:9-10; 4:1

**p 5:1 Meer van Gennesaret:** Dit is 'n binnelandse meer, ook bekend as die •See van Galilea.

**q 5:5 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **5:4-10 laat sak julle … net so verbaas:** Joh 21:3-8

* **5:11 het hulle … gevolg:** Matt 19:27

**r 5:12 melaatse:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

* **5:14 Jesus … vertel nie:** Mark 7:36; Luk 8:56

* **5:14 Gaan … het:** Lev 14:2-32

* **5:16 Hy … bid:** Mark 1:35

**s 5:18 slaapmat:** Dit verwys na 'n ligte matras met strooi gevul.

**t 5:19 dakstoep:** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n huis wat gewoonlik van klei en plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

**u 5:19 slaapmat:** Dit verwys na 'n ligte matras met strooi gevul.

* **5:20 jou sondes … vergewe:** Luk 7:48

* **5:21 Wie is ... vergewe:** Jes 43:25; Luk 7:49

* **5:22 Maar ... dink:** Luk 6:8; 9:47

* **5:22 Waarom ... harte:** Matt 16:8

* **5:24 staan ... gaan:** Joh 5:8

**v 5:29 aan ... aangelê het:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **5:29-30 klomp tollenaars ... sondaars:** Luk 15:1-2

* **5:34 Julle ... is nie:** Joh 3:29

**w 5:37 leersakke:** 'n Sak waarin wyn of water gehou is.

* **6:1 het Jesus ... geëet:** Deut 23:25

* **6:2 Waarom ... is nie:** Joh 5:10

**x 6:4 vertoonbrode:** Brode wat in die heilige deel van die tempel geplaas is. Slegs ritueel gereinigde priesters is toegelaat om daarvan te eet; vgl Lev 24:5-8.

* **6:3-4 Het julle ... gegee het:** 1 Sam 21:1-6

* **6:4 alhoewel ... eet nie:** Lev 24:5-9

**y 6:6 regterhand:** Dit verwys na dié hand wat meesal die gebruikshand is en waarnaas die linkerhand 'n ondersteunende rol speel.

* **6:7 Die skrifkenners ... dopgehou:** Luk 14:1

* **6:8 Maar ... aangaan:** Luk 5:22; 9:47

* **6:13 twaalf ... uitgekies:** Joh 6:70

* **6:14-15 Simon, wat ... Jakobus, seun van Alfeus:** Hand 1:13

**z 6:15 Seloot:** Iemand wat hom in die besonder vir 'n saak beywer het. Sommige sien hierin 'n moontlike verwysing na die party van die Selote.

* **6:21 julle wat ... versadig word:** Jer 31:25

* **6:21 julle wat ... lag:** Ps 126:5-6; Jes 61:3; Op 7:16-17

* **6:22** Joh 15:19; 16:2; 1 Pet 4:14

* **6:23 Hulle ... behandel:** 2 Kron 36:16; Matt 23:30-31; Luk 11:47

* **6:24 ellende ... ryk is:** Jak 5:1

* **6:26 Ellende … praat:** Jak 4:4

* **6:27 Julle moet … liefhê:** Spr 25:21; Rom 12:20

* **6:28 Seën … vervloek:** Rom 12:14

* **6:29 As … ander een:** Joh 18:22-23; Hand 23:3

**a 6:29 bokleed:** 'n Soort mantel of oorjas.

**b 6:29 onderkleed:** Die gewone lang rok wat mense bedags gedra en waarin hulle gewerk het.

* **6:31** Matt 7:12

* **6:35 leen … verwag:** Lev 25:35-36

* **6:37 Vergeef … word:** Matt 6:14

**c 6:38 skoot:** Die skootholte van 'n kleed wat dikwels as 'n houer of sak gebruik is.

* **6:38 Want … gemeet word:** Matt 4:24

* **6:39 Een blinde … val nie:** Matt 15:14; 23:16,24

* **6:40** Matt 10:24-25; Joh 13:16; 15:20

* **6:44 Elke … geken:** Matt 12:33

* **6:46** Mal 1:6; Matt 7:21

**d 7:2** ***hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **7:2 was tot … siek:** Joh 4:47

* **7:12 'n dooie … seun:** 1 Kon 17:17; Luk 8:42

* **7:13 Moenie … nie:** Luk 8:52

**e 7:14 draagbaar:** Dit verwys na 'n draagbaar of plank waarop die lyk vervoer is.

* **7:14 Jongman … op:** Luk 8:54

* **7:15 En Jesus … teruggegee:** 1 Kon 17:23; 2 Kon 4:36

* **7:16 God het … volk:** Luk 1:68; 19:44

**f 7:19 die Een … kom:** Toespeling op Ps 40:8; Mal 3:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 1:4,8; 4:8.

**g 7:22 melaatses:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as

ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

**h 7:22 Blindes … verkondig:** Toespeling op Jes 35:5; 61:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Luk 4:18.

**i 7:24 begin praat:** Letterlik 'sy mond oopgemaak', 'n uitdrukking om die begin van 'n belangrike uitspraak aan te dui.

**j 7:24 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **7:26 'n Profeet … meer as 'n profeet:** Luk 1:76

* **7:27 Kyk … maak:** Mal 3:1; Eks 23:20

* **7:28 Onder … Johannes nie:** Luk 1:15

* **7:29-30** Luk 3:7,12; Matt 21:32

* **7:34 vriend … sondaars:** Luk 15:2

**k 7:36 aan … aangelê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **7:37 albasterfles … olie:** Matt 26:7; Mark 14:3

* **7:37-38 Sy het 'n albasterfles … ingevryf:** Joh 12:3

**l 7:40 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

**m 7:41 *denarii:*** 500 *denarii* is ongeveer die dagloon vir 500 dae se arbeid; •Munte.

* **7:44 het jy nie … gegee nie:** Gen 18:4

* **7:45 Jy … gegee nie:** Rom 16:16; 1 Kor 16:20; 2 Kor 13:12; 1 Thess 5:26; 1 Pet 5:14

* **7:46 Jy … gesalf nie:** Ps 23:5

* **7:48-49** Luk 5:20-21

* **7:50 Jou geloof … vrede:** Luk 8:48; 17:19; 18:42

* **8:1 het Jesus … verkondig:** Luk 4:43

* **8:2-3** Matt 27:55-56; Mark 15:40-41; Luk 23:49

**n 8:2 Maria … Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

**o 8:3 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa

gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

* **8:8 Wie ... luister:** Matt 11:15; 13:43; Mark 4:23; Luk 14:35

* **8:10 selfs al kyk ... verstaan nie:** Jes 6:9-10

* **8:11 Die saad ... God:** 1 Pet 1:23

* **8:12 sodat ... word nie:** 1 Kor 1:21

* **8:16** Matt 5:15; Luk 11:33

* **8:17** Matt 10:26; Luk 12:2

* **8:18 Wie het ... weggeneem word:** Matt 25:29; Luk 19:26

**p 8:23 op ... neergeswiep:** Letterlik 'op die meer afgekom'. Die •Meer van Gennesaret word dikwels deur onverwagse stormwinde vanaf die omringende hoogland getref.

**q 8:24 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

**r 8:26 Geraseners:** Ander manuskripte lui "•Gadareners" of "Gergeseners". Die Geraseners was inwoners van Gerasa, 'n dorp ongeveer 50 km suidoos van die •See van Galilea; vgl Matt 8:28.

* **8:28 het hy hard ... uit:** Matt 8:29; Mark 1:23-24; 5:7; Luk 4:34

**s 8:30 Legioen:** 'n Romeinse militêre eenheid van 6 000 voetsoldate en 'n berede mag. Die woord dui hier 'n groot getal aan; •Militêre terme.

**t 8:31 bodemlose diepte:** Onderaardse diepte of baie diep onderaardse woonplek van die bose geeste en demone wat daar gevange gehou word. Ook "plek van straf" genoem.

* **8:42** Luk 7:12

**u 8:43 bloedvloeiing:** Menstruele bloeding.

**v 8:43 alles ... bestee het:** Volgens die manuskripgetuienis is dit nie heeltemal seker of hierdie gedeelte oorspronklik deel van die bronteks was nie. Dit stem egter grootliks ooreen met Mark 5:26.

**w 8:48 gered:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "genees".

* **8:48 jou geloof ... vrede:** Luk 7:50; 17:19; 18:42

**x 8:52 gerou:** Letterlik 'op die bors geslaan'. 'n Destydse gebaar om rou uit te druk.

* **8:52 Moenie huil nie:** Luk 7:13

* **8:54 Meisie ... wakker:** Luk 7:14

* **8:56 maar Jesus … het nie:** Mark 7:36; Luk 5:14

y **9:3 kledingstukke:** Letterlik ‘onderklede’.

* **9:4** Luk 10:5-7

z **9:5 skud … af:** Dit was 'n teken dat mense niks verder met ander te doen wou hê nie.

a **9:7 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

b **9:7 *tetrarg:*** Die ampstitel van iemand wat oor die kwart van 'n voorheen groter gebied regeer het. In 'n later stadium kon dit egter bloot dui op 'n heerser oor 'n relatief klein gebied; •Romeinse ampsdraers.

* **9:7-8 party mense … opgestaan het:** Matt 16:14; Mark 8:28; Luk 9:19

* **9:9 En … kry:** Luk 23:8

c **9:14 Laat sit:** Letterlik ‘vir ete aanlê’.

* **9:17** 2 Kon 4:44

* **9:19** Luk 9:7-8

d **9:20 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **9:20 Maar … God:** Joh 6:68-69

* **9:22 die Seun … word:** Matt 16:21; 20:18-19; Mark 8:31; 10:33-34

* **9:23 As … volg:** Matt 10:38; Luk 14:27

* **9:24** Matt 10:39; Luk 17:33; Joh 12:25

* **9:26** Matt 10:33; Luk 12:9; 2 Tim 2:12

* **9:31 sy uittog … bring:** Luk 9:22; 13:33

* **9:32 sien … heerlikheid:** Joh 1:14; 2 Pet 1:16

e **9:33 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

f **9:35 Dit … Uitverkorene:** Toespeling op Ps 2:7; Jes 42:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 3:17; 12:18; Mark 1:11; Luk 3:22; 2 Pet 1:17.

g **9:38 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **9:44 Die Seun … word:** Luk 18:32

* **9:45** Mark 9:32; Luk 18:34

* **9:46** Luk 22:24

* **9:48 Wie hierdie … gestuur het:** Matt 10:40; Luk 10:16; Joh 13:20

**h 9:49 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **9:50 want … julle:** Luk 11:23

* **9:51** Mark 10:32

* **9:53** Joh 4:9

* **9:54 vuur … vernietig:** 2 Kon 1:10,12

* **9:61 maar … neem:** 1 Kon 19:20

**i 10:1 twee-en-sewentig:** Sommige manuskripte lui "sewentig".

* **10:1 twee-twee … uitgestuur:** Mark 6:7

* **10:2** Matt 9:37-38

* **10:2 Die … groot:** Joh 4:35

* **10:4-11** Matt 10:7-14

* **10:4 moet niemand … groet nie:** 2 Kon 4:29; Luk 9:3

* **10:7** Luk 9:4

* **10:7 want … werd:** 1 Tim 5:18; 1 Kor 9:6-14

* **10:8 eet … word:** 1 Kor 10:27

* **10:10-11** Luk 9:5

**j 10:11 stof … af:** Dit was 'n teken dat mense niks verder met ander te doen wou hê nie.

* **10:12** Matt 10:15

* **10:12 Vir … draagliker:** Gen 19:24-25

* **10:12 Ek … wees:** Matt 11:24

**k 10:13 sak en as:** As teken van rou, het hulle growwe klere van bokhare aangetrek en as op hulle koppe gegooi.

* **10:13-14 Tirus en Sidon:** Jes 23; Eseg 26 — 28; Joël 3:4-8; Am 1:9-10; Sag 9:2-4

l **10:15** ***Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal; •Doderyk.

* **10:15 Sal … afdaal:** Jes 14:13,15

* **10:16** Matt 10:40; Joh 5:23; 15:23

m **10:18 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **10:18 Satan … val:** Jes 14:12; Joh 12:31; Op 12:8-9

* **10:19 om op … te trap:** Gen 3:15; Ps 91:13; Mark 16:18

* **10:19 Niks … aandoen nie:** Matt 16:18

* **10:20 geeste … onderwerp nie:** Matt 7:22

* **10:20 julle name … is:** Eks 32:32; Fil 4:3; Op 3:5

* **10:21 dat U … gemaak het:** 1 Kor 1:26-28

* **10:22 Alles … toevertrou:** Joh 3:35

* **10:22 niemand ken die Seun … behalwe die Seun:** Joh 10:15

* **10:23 Geseënd … julle sien:** Matt 13:16

* **10:24** 1 Pet 1:10

* **10:25 'n Sekere … toets:** Matt 22:35

n **10:25 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **10:25 Meester … beërf:** Matt 19:16; Mark 10:17; Luk 18:18

o **10:26 Wet:** Dit verwys na die Wet van Moses.

* **10:27 Jy … krag:** Deut 6:5; 10:12; Jos 22:5; Matt 22:37; Mark 12:33

* **10:27 jou naaste … jouself:** Lev 19:18; Matt 19:19; 22:39; Mark 12:31; Rom 13:9; Gal 5:17; Jak 2:8

* **10:28 Doen … lewe:** Lev 18:5; Rom 10:5; Gal 3:12

p **10:35** ***denarii:*** 'n *Denarius* (enkelvoud) was 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

* **10:38-39 'n vrou … Maria gehad:** Joh 11:1; 12:2-3

* **11:1 bid … geleer het:** Luk 5:33

**q 11:2 Vader:** Sommige manuskripte lui “Ons Vader wat in die hemel is”.

* **11:7 Moenie … pla nie:** Matt 26:10; Luk 18:5; Gal 6:17

* **11:8 sal hy … aanhou:** Luk 18:5

**r 11:15 Beëlsebul:** •Satan, die aanvoerder van die demone (Matt 12:24). Sy naam en die naam van die Filistynse afgod Baäl-Sebub (2 Kon 2:2-4) is amper dieselfde.

* **11:15 het beweer … uitdryf:** Matt 9:34

* **11:16 het van … toets:** Matt 12:38; 16:1; Mark 8:11; 1 Kor 1:22

**s 11:18 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

**t 11:19 volgelinge:** Letterlik ‘seuns’.

**u 11:20 vinger … God:** Dit is 'n beeld van die krag van God; vgl Eks 8:19.

* **11:21-22** *Psalms van Salomo* 5:4 •**Pseudepigrawe**

* **11:23 Wie … teen My:** Mark 9:40; Luk 9:50

* **11:26 Die uiteinde … begin:** Joh 5:14

* **11:27 Geseënd … gedra het:** Luk 1:28,42,48

**v 11:29 begin praat:** Letterlik ‘sy mond oopgemaak’, 'n uitdrukking om die begin van 'n belangrike uitspraak aan te dui.

* **11:29 vra 'n teken:** 1 Kor 1:22

* **11:29 Hierdie geslag … Jona:** Matt 16:4

* **11:31 Die koningin … hoor:** 1 Kon 10:1-10; 2 Kron 9:1-12

* **11:32 Die mense … gekom het:** Jona 3:8,10

* **11:33** Mark 4:21; Luk 8:16

**w 11:33 maatemmer:** 'n Romeinse droë inhoudsmaat vir graan, ongeveer 8,7 liter; •Inhoudsmate.

**x 11:37 aan … aangelê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **11:38 nie voor ... het nie:** Matt 15:2

* **11:42 julle gee ... kruie:** Lev 27:30

**y 11:45 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

**z 11:49 Wysheid van God:** Dit is óf die titel van 'n onbekende boek óf verwys na 'n plek in 'n onbekende boek waarin die wysheid van God as 'n persoon voorgestel word.

* **11:51 bloed ... Abel:** Gen 4:8

* **11:51 bloed van Sagaria ... gebring is:** 2 Kron 24:20-21

* **11:54** Luk 20:20

* **12:1 Wees ... skynheiligheid:** Matt 16:6; 8:15

* **12:2** Matt 10:26; Mark 4:22; Luk 8:17

**a 12:3 dakstoepe:** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n huis wat gewoonlik van klei en plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

**b 12:5 nadat ... doodgemaak het:** Die bronteks kan ook vertaal word “ná die doodmaak”.

**c 12:5 Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

**d 12:6 *assaria: Assarion*** (enkelvoud), 'n Romeinse kopermuntstuk wat een sestiende van 'n *denarius* werd was; •Munte.

* **12:7 die hare ... wees nie:** Luk 21:18; Hand 27:34

* **12:7 julle ... mossies:** Luk 12:24

* **12:9** Luk 9:26

* **12:10** Mark 3:28-29

* **12:11-12** Mark 13:11; Luk 21:12-15

**e 12:13 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **12:14 wie … aangestel:** Eks 2:14; Hand 7:27

* **12:15 Pas op … gierigheid:** 1 Tim 6:9-10

**f 12:19 myself … Mens:** Letterlik ‘my •siel … siel’.

* **12:21** Matt 6:20

* **12:24 Kyk … vir hulle:** Ps 147:9

* **12:24 Hoeveel … voëls nie:** Luk 12:7

**g 12:25 el … lewe:** Die bronteks kan ook vertaal word “el by sy lengte”. 'n •El kan 'n maat van tyd of lengte wees; •Lengtemate.

* **12:27 Salomo … prag:** 1 Kon 10:4-7; 2 Kron 9:3-6

* **12:32 julle Vader … gee:** Luk 22:29; Op 1:6

* **12:33 Verkoop … aalmoese:** Matt 19:21; Mark 10:21; Luk 18:22

**h 12:35 heupe omgord:** Die lang mantels moes met gordels om die heupe vasgetrek word sodat mense gereed kon wees om te werk en gemaklik te beweeg; Eks 12:11; 1 Kon 18:46; 2 Kon 4:29; 9:1; Job 38:3; 40:7; Spr 31:17; Jer 1:17; Ef 6:14; 1 Pet 1:13.

* **12:35 julle lampe … brand:** Matt 25:1,7

* **12:36 mense … oopmaak:** Mark 13:35-37; Matt 25:6

**i 12:37 aan … aanlê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **12:37 Hy sal … bedien:** Luk 17:7-8; Joh 13:4

**j 12:38 nagwaak:** Dit verwys na een van die vier wagbeurte waarin die nag volgens die Romeinse tydsindeling verdeel is. Volgens ander verwys dit hier na die drie wagbeurte waarin die nag volgens die Jode en Grieke vroeër verdeel is.

* **12:39-40** Matt 24:43-44

* **12:39 op … kom:** 1 Thess 5:2

* **12:44 Hy sal ... aanstel:** Matt 25:21,23

* **12:47** Jak 4:17

* **12:50 Ek ... word:** Mark 10:38-39

* **12:51 Dink ... bring:** Luk 2:14

* **12:53** Miga 7:6

* **12:54-56** Matt 16:2-3

**k 12:59** ***lepton:*** Die kleinste Romeinse muntstuk; •Munte.

* **13:1 Galileërs ... gemeng het:** Hand 5:37

* **13:2 Dink ... gely het:** Joh 9:2

* **13:3 as ... omkom:** Ps 7:13

* **13:5 as ... omkom:** Ps 7:13

* **13:6 Iemand ... gevind nie:** Hab 3:17; Matt 21:19; Mark 11:13

* **13:8 laat dit ... staan:** 2 Pet 3:9,15

* **13:14 was verontwaardig ... gemaak het:** Matt 12:10; Mark 3:2; Luk 6:7; Joh 5:16; 7:23; 9:14,16

* **13:14 Daar ... Sabbat nie:** Eks 20:9-10; Deut 5:13-14

* **13:15 Maak ... drink nie:** Luk 14:5

* **13:16 'n dogter ... Abraham:** Luk 19:9

**l 13:16 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **13:19 voëls ... maak:** Dan 4:12,21; Eseg 17:23; 31:6; Ps 104:12 (103:12 LXX)

**m 13:21** ***sata:*** *Saton* (enkelvoud), 'n inhoudsmaat vir droë materiaal; 3 *sata* was ongeveer 40 liter; •Inhoudsmate.

* **13:24 Beywer ... gaan:** Mark 10:25; 1 Tim 6:12

* **13:25 die deur gaan ... kom nie:** Matt 25:10-12

* **13:27 Gaan weg ... pleeg:** Ps 6:9

* **13:28-29** Matt 8:11-12

* **13:29 Mense ... suide:** Ps 107:3

**n 13:29 aan ... aanlê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **13:29 kom aanlê ... God:** Luk 14:15

* **13:30** Matt 19:30; 20:16; Mark 10:31

**o 13:31 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

* **13:33 'n profeet ... omkom nie:** 2 Kron 24:20-22; Jer 26:20-23; 38:4-6

* **13:35 julle huis ... agtergelaat:** 1 Kon 9:7-8; Jer 12:7; 22:5

**p 13:35 Geseënd ... Here:** Aanhaling uit Ps 118:26 as heenwysing na Jesus Christus.

* **14:1 Hy ... maaltyd:** Luk 11:37

* **14:3** Luk 6:9

* **14:5** Matt 12:11; Luk 13:15

* **14:6** Matt 22:46

* **14:7 ereplekke ... uitsoek:** Matt 23:6

* **14:8-10** Spr 25:6-7

**q 14:10 nader:** Letterlik 'hoër op', nader aan die gasheer.

**r 14:10 aan ... aanlê:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **14:11** Matt 23:12; Luk 18:14

* **14:14 opstanding ... regverdiges:** Joh 5:29

**s 14:15 aan ... het:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **14:15 aan die ... deelneem:** Luk 13:29

* **14:20 Ek ... kom nie:** 1 Kor 7:33

* **14:26-27** Matt 10:37-38

**t 14:26 nie méér liefhet:** Letterlik 'haat'; vgl Mal 1:2-3; Matt 10:37; Rom 9:13.

* **14:26 nie méér ... lewe nie:** Deut 33:9; Matt 16:24; Mark 8:34; Luk 9:23; 18:29; Joh 12:25

* **14:27** Matt 10:38; 16:24; Mark 8:34; Luk 9:23

**u 14:34 Sout:** Sout was in die Bybelse tyd bekend vir die suiwerende en bederfwerende krag daarvan; vgl 2 Kon 2:19-22.

* **14:35 Wie … luister:** Matt 11:15; 13:9,43; Mark 4:9,23; Luk 8:8

* **15:2** Luk 5:30

**v 15:4 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **15:4 gaan agter … kry nie:** Eseg 34:11,16; Luk 19:10

**w 15:8** ***dragma:*** 'n Griekse silwermuntstuk, gelyk aan 'n Romeinse *denarius,* wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

* **15:13 alles … verkwis:** Spr 29:3

**x 15:16 peule:** Dit verwys na die karobboom se peule (ceratonia siliqua) wat in daardie tyd net kos vir die armes was.

* **15:18 ek het … oë:** Ps 51:6

* **15:20 na hom gehardloop … geval:**

**y 15:22** ***stola:*** 'n Lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet.* Dit strek tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid, •Kleredrag.

* **15:24 was dood … geword:** Ef 2:1,4-5; 5:14

* **15:31 alles … joune:** Joh 17:10

**z 16:6 bat:** 100 *bat* was ongeveer 2 200 liter; •Inhoudsmate.

**a 16:7** ***kor:*** 'n Inhoudsmaat vir droë materiaal. 100 *kor* was ongeveer 2 200 liter; •Inhoudsmate.

* **16:8 kinders van die lig:** Ef 5:8; 1 Thess 5:5

* **16:9** *Henog* 63:10 •**Pseudepigrawe**

**b 16:9 Mammon:** Afkomstig van die oorspronklike Aramese woord *mamon* wat ‘besittings’ of ‘geld’ beteken; vgl Luk 12:15.

* **16:10-12** Matt 25:20-30; Luk 19:17-26

* **16:13** Matt 6:24

* **16:15 wat … voordoen:** Matt 23:28; Luk 18:9-14

* **16:15 God … harte:** Spr 24:12 LXX

* **16:16** Matt 11:12-13

**c 16:16 Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **16:17** Matt 5:18

**d 16:17 strepie:** Letterlik 'horinkie'. 'n Skryfteken wat as onderskeidingsteken in die antieke tale gebruik word.

* **16:18** Matt 5:32; 19:9; Mark 10:11-12; 1 Kor 7:10-11

* **16:21 het daarna … kry:** Matt 15:27; Mark 7:28; Luk 15:16

**e 16:23** ***Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal; •Doderyk.

**f 16:29 Profete:** Dit verwys na die groep profetiese boeke in die Ou Testament.

* **16:31 As hulle … opstaan:** Joh 11:44-48

**g 17:2 maalklip:** Die boonste van twee maalklippe, met 'n gat in die middel, wat in die rondte gedraai is.

* **17:3** Matt 18:15

* **17:5 Gee … geloof:** Mark 9:24

* **17:6** Matt 17:20; 21:21

**h 17:7 lê … aan:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

**i 17:8 omgord … heupe:** Letterlik 'maak vas jou gordel'. Dit verwys na die manier waarop klere met behulp van 'n gordel opgebind is om makliker te kan werk.

* **17:11 op … Jerusalem:** Luk 9:51; 13:22

* **17:11 deur … Samaria:** Luk 9:52; Joh 4:4

**j 17:12 melaatse:** Die Griekse term sluit 'n verskeidenheid velsiektes in, waarvan sommige as ongeneeslik beskou is. •Melaatses is as kulties •onrein beskou.

* **17:12 melaatse … staan:** Lev 13:46

**k 17:13 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **17:13 Jesus … ons:** Matt 9:27; 15:22; Luk 18:38

* **17:14 Gaan … priesters:** Lev 14:2-4; Luk 5:14

* **17:19 Staan … gered:** Luk 7:50; 18:42

* **17:20 Die koninkryk … tekens nie:** Joh 3:3; 18:36

* **17:21 Kyk … Daar is dit:** Mark 13:21; Luk 17:23

* **17:23 Kyk daar … hier:** Mark 13:21; Luk 17:21

* **17:23 Moenie … aanloop nie:** Luk 21:8

* **17:25** Matt 16:21; 17:22-23; 20:18-19; Mark 8:31; 9:31; 10:33-34; Luk 9:22; 18:32-33

* **17:26 in … Noag:** Gen 6:5-12

* **17:27 Noag … vernietig het:** Gen 7:6-23

* **17:28 in … Lot:** Gen 18:20-21; 19:1-14

* **17:29** Gen 19:15-29

* **17:31** Matt 24:17-18; Mark 13:15-16

**l 17:31 dakstoep:** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n huis wat gewoonlik van klei en plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

* **17:31-32 nie terugdraai … vrou:** Gen 19:17,26

* **17:33** Matt 10:39; 16:25; Mark 8:35; Luk 9:24; Joh 12:25

**m 17:35 Daar sal … agtergelaat word:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **36** "Twee mense sal op die land werk, die een sal saamgeneem word en die ander agtergelaat word." Vgl Matt 24:40. Dit word aanvaar dat dit hier nie deel van die bronteks is nie.

* **17:37 Waar die … versamel:** Job 39:30

* **18:1 hoe nodig … bid:** Rom 12:12; Kol 4:2; 1 Thess 5:17

* **18:5** Luk 11:7-8

* **18:12 ek gee … verdien:** Gen 14:20; Matt 23:23

**n 18:13 het op … geslaan:** As teken van berou; vgl Luk 23:48.

* **18:13 O God … genadig:** Ps 51:3

* **18:14 Want … verhoog word:** Matt 23:12; Luk 14:11

* **18:17** Matt 18:3

**o 18:18 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **18:18 Goeie ... beërf:** Luk 10:25

* **18:20 Jy mag nie egbreuk ... getuig nie:** Eks 20:13-16; Deut 5:17-20

* **18:20 Eer ... jou moeder:** Eks 20:12; Deut 5:16

**p 18:22 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **18:22 en jy ... hê:** Matt 6:20

**q 18:25 kameel:** Enkele manuskripte gebruik hier die woord "skeepskabel".

* **18:27 Wat ... God:** Mark 14:36

* **18:31 alles ... geskryf is:** Luk 24:25-27,44

* **18:32-33** Luk 9:22,44

* **18:34** Mark 9:32

* **18:38 Jesus ... my:** Matt 9:27; 15:22; Luk 17:13

* **18:41 Wat ... doen:** Mark 10:36

* **18:42 Jou ... gered:** Luk 7:50; 17:19

**r 18:42 gered:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "gesond gemaak".

**s 18:43 sien:** Die Griekse woord beteken 'sien' of 'weer sien'.

**t 19:2 hooftollenaar:** Die woord kom slegs hier in die Nuwe Testament voor. Die "hooftollenaar" het waarskynlik ander tollenaars in sy diens gehad en die tolhekke van 'n groot gebied beheer; •Tollenaar.

* **19:7** Luk 5:30; 15:2

* **19:8 gee ek dit ... terug:** Eks 22:1

* **19:9 Vandag ... gekom:** Hand 16:31-34

* **19:9 seun ... Abraham:** Luk 13:16

* **19:10 om ... verlos:** Eseg 34:16; Luk 15:4,6,9

* **19:12 'n Man ... gereis:** Mark 13:34

**u 19:13 *minas: Mina*** (enkelvoud), 'n Griekse muntstuk wat ongeveer gelyk was aan 100

*dragmas.* Dit was ongeveer die ekwivalent van vier maande se loon; •Munte.

* **19:17 Omdat … stede:** Luk 16:10

* **19:26 aan elkeen … weggeneem word:** Matt 13:12; Mark 4:25; Luk 8:18

* **19:32** Luk 22:13

* **19:36 het hulle … oopgesprei:** 2 Kon 9:13

**v 19:38 Geseënd … Here:** Aanhaling uit Ps 118:26 as heenwysing na Jesus Christus.

* **19:38 Vrede … hoogste:** Luk 2:14

**w 19:39 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **19:41 het … gehuil:** Joh 11:35

* **19:42 As … verberg:** Deut 32:29; **Maar … verberg:** Jes 6:9-10; Matt 13:14; Mark 4:12; Luk 8:10; Hand 28:26-27; Rom 11:8,10

* **19:44 Hulle sal jou … maak:** Ps 137:9

* **19:44 Hulle sal nie … staan nie:** Matt 24:2; Mark 13:2; Luk 21:6

* **19:44 hierdie … besoek het:** Luk 1:68

**x 19:45 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **19:46 My … wees:** Jes 56:7

* **19:46 Maar … gemaak:** Jer 7:11

* **19:47 Hy … gegee:** Luk 21:37; 22:53; Joh 18:20

* **19:47-48 Die leierpriesters … gehang het:** Matt 21:46; Mark 12:12; 14:1-2; Luk 20:19; 22:2; Joh 5:18; 7:30

**y 20:1 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **20:4 doop … Johannes:** Matt 3:6,11; Mark 1:4-5,8; Luk 3:3,16; Joh 1:25-26; Hand 1:22; 10:37; 13:24; 18:25; 19:3-4

* **20:5 Waarom … geglo nie:** Matt 21:32

* **20:9 Daar … aangeplant het:** Jes 5:1

* **20:10-12** 2 Kron 36:15-16

**z 20:17 Die klip ... geword:** Aanhaling uit Ps 118:22 as heenwysing na Jesus Christus.

* **20:19** Matt 21:46; Mark 12:12; 14:1-2; Luk 19:47-48; 22:2; Joh 5:18; 7:30

* **20:20** Luk 11:54

**a 20:20 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**b 20:21 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **20:21 Meester ... waarheidsgetrou:** Joh 3:2

* **20:22 belasting ... betaal:** Rom 13:6-7

**c 20:24 *denarius:*** 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

* **20:27 Sadduseërs ... is nie:** Hand 23:8

**d 20:28 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **20:28 as ... verwek:** Deut 25:5; Gen 38:8

**e 20:35 tree ... uitgegee nie:** Verteenwoordig die destydse Joodse siening: Mans trou en vroue word deur hulle vaders uitgegee om te trou.

* **20:36 kinders ... God:** Gal 4:5-7

* **20:37 in ... doringbos:** Eks 3:2

* **20:37 die God van Abraham ... Jakob:** Eks 3:6,15-16

* **20:38 Wat Hom ... lewendes:** Rom 14:8-9

**f 20:41 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

**g 20:42 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**h 20:43 voetbank ... voete:** Dit dui op die onderwerping van die vyand.

**i 20:42-43 Die Here ... gemaak het:** Aanhaling uit Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus.

**j 20:46 *stolas:*** *Stola* (enkelvoud), 'n lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet.* Dit strek tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid; •Kleredrag.

**k 21:2 *lepta:*** *Lepton* (enkelvoud), die kleinste Romeinse muntstuk; •Munte.

* **21:3-4 Waarlik … lewensonderhoud:** 2 Kor 8:12

**l 21:5 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **21:6 nie een … afgebreek word:** Luk 19:44

**m 21:7 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **21:8 Die tyd … hande:** Dan 7:22; Fil 4:5

* **21:9 want … gebeur:** Dan 2:28

* **21:10 Een … ander koninkryk:** Jes 19:2; 2 Kron 15:6

**n 21:12 prokurators:** Prokurator (enkelvoud), 'n amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **21:12 Hulle sal julle … sleep:** Matt 10:18; Luk 12:11

* **21:14-15** Matt 10:19; Luk 12:11-12; Hand 6:10

* **21:15** Hand 6:10

* **21:16-18** Matt 10:21-22

* **21:18** 1 Sam 14:45; Luk 12:7

* **21:22 dae … vergelding:** Deut 32:35; Hos 9:7; Jer 46:10

* **21:23 groot nood:** 1 Kor 7:26

* **21:24 Hulle … swaard:** Jer 21:7

* **21:24 Hulle … weggevoer word:** Esra 9:7

* **21:24 Jerusalem … vertrap word:** Sag 12:3 LXX; Ps 79:1; Jes 63:18; Dan 9:26

* **21:24 totdat … vervul is:** Dan 12:7; Rom 11:26; Op 11:2

* **21:25 tekens … sterre:** Jes 13:10; 34:4; Eseg 32:7; Joël 2:30-31; Op 6:2-13

* **21:25 nasies … see:** Ps 46:3-4; 65:8; Jes 24:19 LXX

**o 21:26 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **21:26 kragte … geskud word:** Hag 2:6,21

* **21:27 Seun … kom:** Dan 7:13; Matt 26:64; Op 1:7

omdat Ek gesê het: Nog net 'n kort tydjie, dan sien julle My nie meer
nie, en weer 'n kort tydjie, en dan sal julle My weer sien? 20 *Amen,
amen,*[v] Ek sê vir julle: Julle sal huil en treur maar die wêreld sal bly
wees; julle sal hartseer wees, maar julle hartseer sal in blydskap
verander. 21 'n Vrou ervaar pyn wanneer sy kraam,* omdat haar tyd
aangebreek het. Maar wanneer sy aan die kind geboorte skenk, onthou
sy nie meer die swaarkry nie — uit blydskap dat 'n mens in die wêreld
gekom het. 22 Daarom ervaar julle nou ook pyn; maar Ek sal julle weer
sien, en dan sal julle harte bly wees,* en niemand sal julle blydskap
wegneem nie. 23 En op daardie dag sal julle My niks meer vra nie.
*Amen, amen,* Ek sê vir julle: Wat julle die Vader in my Naam vra, sal
Hy aan julle gee.* 24 Tot nou toe het julle niks in my Naam gevra nie.
Vra, en julle sal ontvang, sodat julle blydskap volkome kan wees.*"

#### Ek het die wêreld oorwin

25 "Hierdie dinge het Ek deur gelykenisse vir julle gesê.* Daar kom
'n tyd dat Ek nie meer deur gelykenisse met julle sal praat nie, maar
julle openlik van die Vader sal vertel. 26 Op daardie dag sal julle in my
Naam bid. Daarmee sê Ek nie vir julle dat Ek tot die Vader vir julle sal
bid nie; 27 want die Vader self het julle lief,* omdat julle My liefhet en
glo dat Ek van God gekom het.* 28 *Ek het van die Vader af gekom en
in die wêreld ingegaan. Ek verlaat weer die wêreld en gaan terug na
die Vader." 29 Sy dissipels sê toe: "Kyk, nou praat U openlik en vertel
nie gelykenisse nie. 30 Nou weet ons dat U alles weet en dat niemand
U nog hoef uit te vra nie.* Daarom glo ons dat U van God af gekom
het." 31 Jesus het hulle geantwoord: "Glo julle nou? 32 Kyk, daar kom
'n uur, en dit het reeds aangebreek, dat julle uitmekaar gejaag sal
word, elkeen na sy eie huis, en My alleen sal agterlaat.* Ek is egter nie
alleen nie, omdat die Vader by My is.* 33 Dit het Ek vir julle gesê,
sodat julle in My vrede mag vind.* In die wêreld ervaar julle
swaarkry;* maar hou moed, Ek het reeds die wêreld oorwin.*"

### Jesus bid tot sy Vader

**17** 1 Jesus het hierdie dinge gesê en toe sy oë na die hemel
opgerig* en gesê: “Vader, die uur het aangebreek.* Verheerlik u Seun,
sodat die Seun U kan verheerlik* — 2 net soos U aan Hom gesag oor
die hele mensdom gegee het,* sodat Hy aan elkeen wat U aan Hom
gegee het, die ewige lewe kan gee. 3 En dit is die ewige lewe, dat hulle
U ken, die enigste ware God,* en ook Hom wat U gestuur het — Jesus
Christus.w 4 Ek het U op die aarde verheerlik* deur die werk te voltooi
wat U aan My gegee het om te doen.* 5 En nou, Vader, verheerlik My
by U, met die heerlikheid wat Ek by U gehad het voordat die wêreld
bestaan het.*
6 “Ek het u Naam bekend gemaak aan die mense wat U My uit die
wêreld gegee het.* Hulle het aan U behoort, en U het hulle aan My
gegee, en hulle het u woord gehoorsaam. 7 Nou weet hulle dat alles
wat U My gegee het, van U kom. 8 Die woorde wat U My gegee het,
het Ek aan hulle gegee, en hulle het dit aanvaar en werklik besef dat
Ek van U af gekom het.* En hulle het geglo dat U My gestuur het.
9 “Ek bid vir hulle. Ek bid nie vir die wêreld nie, maar vir hulle wat
U aan My gegee het, omdat hulle aan U behoort. 10 En alles wat myne
is, behoort aan U,* en wat aan U behoort, is myne,* en in hulle is Ek
verheerlik. 11 Ek is nie meer in die wêreld nie, maar hulle is nog in die
wêreld,* en Ek kom na U toe.* Heilige Vader, bewaar hulle wat U aan
My gegee het in u Naam, sodat hulle, net soos Ons, een kan wees.* 12
Toe Ek by hulle was, het Ek hulle wat U aan my gegee het, in u Naam
bewaar. Ek het hulle ook beskerm; en niemand van hulle het verlore
gegaan nie,* behalwe die seun van die verderf,* sodat die Skrif vervul
sou word.* 13 Maar nou kom Ek na U toe. Ek sê hierdie dinge terwyl
Ek in die wêreld is, sodat hulle my blydskap volkome in hulle kan hê.*
14 Ek het aan hulle u woorde gegee; maar die wêreld het hulle gehaat,
omdat hulle nie van die wêreld is nie,* net soos Ek nie van die wêreld
is nie.* 15 Ek bid nie dat U hulle uit die wêreld moet wegneem nie,
maar dat U hulle van die Bose bewaar.* 16 Hulle is nie van die wêreld
nie, net soos Ek nie van die wêreld is nie. 17 Heilig hulle deur die
waarheid — u woorde is die waarheid. 18 *Net soos U My in die
wêreld ingestuur het, so het Ek ook hulle in die wêreld ingestuur. 19
En ter wille van hulle heilig Ek Myself, sodat hulle ook deur die
waarheid geheilig kan wees.
20 “Ek bid egter nie net vir hulle nie,* maar ook vir dié wat deur
hulle woorde in My glo — 21 dat hulle almal een kan wees,* net soos
U, Vader, in My is en Ek in U;* en dat hulle ook in Ons kan wees,
sodat die wêreld kan glo dat U My gestuur het. 22 En Ek het die

heerlikheid wat U aan My gegee het, aan hulle gegee, sodat hulle een
kan wees, net soos Ons een is:* **23** Ek in hulle en U in My, sodat hulle
volledig een kan wees en die wêreld kan weet dat U My gestuur het en
hulle liefgehad het, net soos U My liefgehad het. **24** Vader, Ek wil hê
dat waar Ek is, hulle wat U My gegee het, ook saam met My kan
wees,* sodat hulle my heerlikheid kan sien,* die heerlikheid wat U My
gegee het, omdat U My van voor die grondlegging van die wêreld
liefgehad het.* **25** Regverdige Vader, die wêreld ken U nie,* maar Ek
ken U,* en hulle weet dat U My gestuur het. **26** En Ek het u Naam aan
hulle bekend gemaak* en Ek sal dit verder bekend maak, sodat die
liefde waarmee U My liefgehad het in hulle kan wees, en Ek in hulle.”

### Jesus word gevange geneem

(Matt 26:47-56; Mark 14:43-50; Luk 22:47-53)

**18** 1 [*]Nadat Jesus hierdie dinge gesê het, het Hy saam met sy
dissipels na die oorkant van die Kedronspruit vertrek, waar 'n tuin
was. Hy en sy dissipels het toe daar ingegaan. 2 Judas, sy verraaier,
het ook die plek geken, omdat Jesus en sy dissipels dikwels daar
bymekaar gekom het.[*] 3 Judas het toe met die kohort[x] soldate, en die
tempelwagte van die leierpriesters en die •Fariseërs,[*] met fakkels en
lampe en wapens, daar aangekom. 4 Jesus het geweet van al die dinge
wat met Hom sou gebeur en het uitgegaan en vir hulle gevra: "Wie
soek julle?" 5 Hulle antwoord Hom: "Jesus, die Nasarener." Hy sê toe
vir hulle: "Dit is Ek." Judas, sy verraaier, het ook daar by hulle
gestaan. 6 Toe Hy vir hulle sê, "Dit is Ek," het die soldate teruggedeins
en op die grond neergeval. 7 Hy het weer vir hulle gevra: "Wie soek
julle?" En hulle sê: "Jesus, die Nasarener." 8 Jesus het geantwoord:
"Ek het vir julle gesê dat dit Ek is. As julle dan na My soek, laat
hierdie mense gaan." 9 [*]Sodoende sou die woorde wat Hy gesê het,
vervul word: "Hulle wat U aan My gegee het, van hulle het Ek nie een
verlore laat gaan nie." 10 Simon •Petrus het toe 'n swaard wat hy gedra
het,[*] getrek en daarmee na die hoëpriester se slaaf geslaan en sy
regteroor[y] afgekap. Die slaaf se naam was Malgus. 11 Toe sê Jesus vir
Petrus: "Steek die swaard terug in sy skede. Die beker wat die Vader
My gegee het, sal Ek dit dan nie drink nie?[*]"

### Jesus verskyn voor Annas

(Matt 26:57-58; Mark 14:53-54; Luk 22:54)

12 Toe het die kohort[z] soldate en die *chiliarg*[a] en die tempelwagte
van die Jode Jesus gevange geneem en Hom geboei. 13 [*]En hulle het
Hom eerste na Annas[b] geneem. Hy was die skoonpa van Kajafas, wat
daardie jaar die hoëpriester was. 14 Dit was Kajafas wat die raad aan
die Jode gegee het dat dit voordelig is dat een man vir die volk sterf.[*]

### Petrus ontken die eerste keer dat hy Jesus ken

(Matt 26:69-70; Mark 14:66-68; Luk 22:55-57)

15 Simon •Petrus en 'n ander dissipel[*] het Jesus gevolg. Daardie
dissipel was aan die hoëpriester bekend, en hy het saam met Jesus by
die hoëpriester se voorhof ingegaan. 16 Petrus het egter buite by die
deur bly staan. Toe het die ander dissipel, die een wat aan die
hoëpriester bekend was, uitgestap en met die deurwag gaan praat en
Petrus na binne gebring.[*] 17 Die diensmeisie wat die deurwag was, sê
toe vir Petrus: "Is jy nie ook een van hierdie man se dissipels nie?" Hy

antwoord: “Ek is nie!”* 18 Die slawe en die tempelwagte het hulle
gestaan en warm maak by 'n koolvuur wat hulle gemaak het, omdat
dit koud was. Ook Petrus het hom daar by hulle gestaan en warm
maak.

#### Jesus voor die Sanhedrin

(Matt 26:59-66; Mark 14:55-64; Luk 22:66-71)

19 Die hoëpriester het Jesus toe ondervra oor sy dissipels en sy
lering. 20 Jesus antwoord hom toe: “Ek het openlik met die wêreld
gepraat.* Ek het altyd in die •sinagoge en op die tempelterrein, waar al
die Jode saamkom, onderrig gegee,* en Ek het niks in die geheim gesê
nie. 21 Waarom ondervra u My? Ondervra hulle wat gehoor het wat Ek
vir hulle gesê het. Hulle weet wat Ek gesê het.” 22 *Toe Jesus dit sê,
het een van die tempelwagte wat daar naby gestaan het, Hom 'n klap
gegee* en gesê: “Antwoord jy die hoëpriester so?” 23 Jesus het hom
geantwoord: “As Ek iets verkeerds gesê het, bring dan getuienis dat dit
verkeerd is; maar as Ek reg is, waarom slaan jy My?” 24 *Annas[c] het
Hom toe geboeid na die hoëpriester Kajafas weggestuur.

#### Petrus ontken weer dat hy Jesus ken

(Matt 26:71-75; Mark 14:69-72; Luk 22:58-62)

25 Simon •Petrus het hom nog daar staan en warm maak. Hulle sê
toe vir hom: “Is jy nie ook een van sy dissipels nie?” Petrus het dit
ontken en gesê: “Ek is nie!”* 26 Een van die hoëpriester se slawe, 'n
familielid van die een wie se oor[d] Petrus afgekap het,* het gesê: “Ek
het jou mos in die tuin by hom gesien, dan nie?”* 27 *Petrus het dit
weer ontken. En onmiddellik het 'n haan gekraai.

#### Jesus verskyn voor Pilatus

(Matt 27:1-2,11-14; Mark 15:1-5; Luk 23:1-5)

28 Van Kajafas af het hulle Jesus na die *pretorium*[e] geneem. Dit was
vroegoggend.[f] Hulle het nie self die *pretorium* binnegegaan nie, sodat
hulle nie onrein sou word nie, maar die Pasga[g] sou kon eet. 29 •Pilatus
het uitgegaan na hulle toe en gevra: “Watter aanklag lê julle teen
hierdie man?” 30 Hulle het hom geantwoord: “As hy nie 'n
kwaaddoener was nie, sou ons hom nie aan u uitgelewer het nie.” 31
*Pilatus sê toe vir hulle: “Vat julle hom* en oordeel hom volgens julle
wet.”* Die Jode sê vir hom: “Ons word nie toegelaat om iemand om
die lewe te bring nie,” 32 *sodat die woorde wat Jesus gesê het om aan
te toon watter dood Hy sou sterf, vervul sou word. 33 Pilatus het toe
weer 'n keer die *pretorium* binnegegaan en Jesus geroep en Hom gevra:
“Is jy die koning van die Jode?” 34 Jesus antwoord: “Sê u dit uit u eie,
of het ander mense dit aan u van My vertel?” 35 Pilatus antwoord toe:
“Is ek miskien 'n Jood? Dit is jou volk en leierpriesters wat jou aan my

uitgelewer het.* Wat het jy gedoen?" **36** Jesus het geantwoord: "My
koningskap is nie van hierdie wêreld nie. As my koningskap van
hierdie wêreld was, sou my dienaars geveg het, sodat Ek nie aan die
Jode uitgelewer word nie. Maar nou is my koningskap nie van hierdie
wêreld nie." **37** "Is jy dan tog 'n koning?" het Pilatus gevra. Jesus
antwoord hom: "U sê dat Ek 'n koning is. Hiervoor is Ek gebore en
hiervoor het Ek na die wêreld gekom: om oor die waarheid te getuig.*
Elkeen wie se bestaan in die waarheid gegrond is, luister na my
stem.**" **38** Pilatus sê toe vir Hom: "Wat is waarheid?" Nadat hy dit
gesê het, het hy weer na die Jode uitgegaan en vir hulle gesê: "Ek vind
geen skuld in hom nie."

#### Pilatus veroordeel Jesus ter dood

(Matt 27:15-31; Mark 15:6-20; Luk 23:13-25)

**39** "Maar dit is by julle gebruiklik dat ek vir julle een persoon
vrylaat gedurende die Pasga.[h] Wil julle hê dat ek vir julle die koning
van die Jode vrylaat?" **40** *Hulle het toe weer geskreeu: "Beslis nie vir
hom nie, maar vir Barabbas!" Barabbas was 'n misdadiger.[i]

**19** 1 Toe het •Pilatus Jesus geneem en Hom laat gesel. 2 Die soldate
het 'n kroon van doringtakkies gevleg en dit op sy kop gesit. Hulle het
ook 'n purperrooi mantel vir Hom omgehang[*] en 3 na Hom gegaan en
gesê: “Gegroet, koning van die Jode!” En hulle het Hom herhaaldelik
geklap.[*] 4 [*]Pilatus het weer buitentoe gegaan en vir hulle gesê: “Kyk,
ek bring hom vir julle na buite, sodat julle kan weet dat ek geen skuld
in hom vind nie.” 5 Jesus het uitgegaan na buite, met die doringkroon
op sy kop en met die purperrooi mantel om. Pilatus sê toe vir hulle:
“Kyk, daar is die mens!” 6 Toe die leierpriesters en die tempelwagte
Hom sien, het hulle geskreeu: “Kruisig, kruisig!” Pilatus het vir hulle
gesê: “Vat julle hom[*] en kruisig hom, want ek vind geen skuld in hom
nie.” 7 [*]Die Jode antwoord hom toe: “Ons het 'n wet, en volgens die
wet moet hy sterf,[*] omdat hy homself •Seun van God gemaak het.[*]” 8
Toe Pilatus hierdie woorde hoor, het hy nog meer beangs geword. 9
Hy het die *pretorium*[j] weer binnegegaan en vir Jesus gesê: “Van waar
is jy?” Jesus het hom egter nie 'n antwoord gegee nie.[*] 10 Pilatus sê toe
vir Hom: “Praat jy nie met my nie? Weet jy nie dat ek volmag het om
jou vry te laat, maar ook volmag om jou te laat kruisig nie?” 11 Jesus
het hom geantwoord: “U sou geen volmag oor My gehad het as dit nie
van bo aan u gegee is nie.[*] Daarom is hy wat My aan u oorgelewer
het, aan 'n groter sonde skuldig.” 12 Van dié oomblik af het Pilatus
aanhoudend probeer om Hom vry te laat, maar die Jode het geskreeu:
“As u hierdie man vrylaat, is u nie 'n vriend van die keiser nie. Elkeen
wat homself koning maak,[*] verset hom teen die keiser.”

13 Toe Pilatus hierdie woorde hoor, het hy Jesus na buite gebring en
op die regterstoel gaan sit op die plek wat Klipplaveisel[k] genoem word
— in Hebreeus[l] *Gabbata*.[m] 14 Dit was die Voorbereidingsdag[n] vir die
Pasga,[o] ongeveer die sesde uur.[p] Toe sê Pilatus vir die Jode: “Kyk,
daar is julle koning!” 15 Hulle het egter geskreeu: “Vat weg! Vat weg!
Kruisig hom!” Pilatus sê vir hulle: “Moet ek julle koning kruisig?” Die
leierpriesters het geantwoord: “Ons het nie 'n koning nie, slegs die
keiser.” 16 Toe lewer hy Hom aan hulle uit om gekruisig te word. En
hulle het Jesus weggelei.

**Jesus word gekruisig**

(Matt 27:32-44; Mark 15:21-32; Luk 23:26-43)

17 Jesus het self die kruis gedra en het uitgegaan na die sogenaamde
‘Kopbeenplek’,[q] in Hebreeus[r] *Golgota* genoem. 18 Daar het hulle Hom
gekruisig, en saam met Hom twee ander, een aan elke kant, met Jesus
in die middel. 19 •Pilatus het ook 'n kennisgewing laat skryf en dit aan
die kruis vasgeheg. Daarop het geskryf gestaan: “Jesus, die Nasarener,

die koning van die Jode.” 20 Baie van die Jode het hierdie
kennisgewing gelees, omdat die plek waar Jesus gekruisig is, naby die
stad geleë was. Dit was geskryf in Hebreeus, Latyn[s] en Grieks. 21 Die
leierpriesters van die Jode sê toe vir Pilatus: “Moenie skryf, ‘Die
koning van die Jode’ nie, maar dat daardie man gesê het, ‘Ek is koning
van die Jode.’ ” 22 Pilatus het geantwoord: “Wat ek geskryf het, het ek
geskryf.”

23 Toe die soldate Jesus gekruisig het, het hulle sy klere geneem en
dit in vier dele verdeel, vir elke soldaat 'n deel, en so ook sy
onderkleed. Maar die onderkleed was naatloos, van bo tot onder
aaneen geweef. 24 Hulle sê toe vir mekaar, “laat ons dit nie skeur nie,
maar loot wie dit moet kry,” sodat die Skrif vervul sou word wat sê:
“Hulle het my boklere onder mekaar gedeel en oor my klere het hulle
die lot gewerp.”[t] Dit is wat die soldate toe gedoen het. 25 [*]By die kruis
van Jesus het sy moeder en sy moeder se suster en Maria, die vrou van
Klopas, en ook Maria Magdalena[u] gestaan. 26 Toe Jesus sy moeder
sien, asook die dissipel vir wie Hy lief was wat by haar staan,[*] sê Hy
vir sy moeder: “Vrou, kyk, daar is u seun!” 27 Daarna sê Hy vir die
dissipel: “Kyk, daar is jou moeder!” En van daardie oomblik af het die
dissipel haar in sy huis geneem.

#### Jesus sterf

(Matt 27:45-56; Mark 15:33-41; Luk 23:44-49)

28 Hierna het Jesus, omdat Hy geweet het dat alles reeds volbring
is, en sodat die Skrif vervul sou word, gesê: “Ek is dors.”[v] 29 [*]Daar het
'n kruik vol suur wyn gestaan. Hulle sit toe 'n spons vol suur wyn op 'n
marjoleintak[w] en bring dit na sy mond. 30 Toe Jesus die suur wyn
geneem het, sê Hy: “Dit is volbring!”[*] En Hy het sy kop vooroor
gebuig en sy gees oorgegee.

#### Bevestiging van Jesus se dood

31 Aangesien dit die Voorbereidingsdag[x] was, en sodat die liggame
nie aan die kruis sou bly op die Sabbat nie[*] — want daardie Sabbat
was 'n belangrike dag[y] — het die Jode vir •Pilatus gevra dat hulle
bene gebreek en hulle verwyder moet word. 32 Die soldate het toe
gekom en die eerste een se bene gebreek en ook dié van die ander een
wat saam met Jesus gekruisig is. 33 Maar toe hulle by Jesus kom en
sien dat Hy reeds dood was, het hulle nie sy bene gebreek nie. 34 Een
van die soldate het egter met 'n spies in Jesus se sy gesteek, en
onmiddellik het daar bloed en water[*] uitgekom. 35 Hy wat dit gesien
het, het daarvan getuig, en sy getuienis is waar. Hy weet dat hy die
waarheid praat[*] — sodat ook julle tot geloof kan kom. 36 Want hierdie
dinge het plaasgevind sodat die Skrif vervul sou word: “Geen been van
Hom sal gebreek word nie.”[z] 37 En 'n ander Skrifdeel sê weer: “Hulle

sal Hom sien vir wie hulle deurboor het."[a]

### Jesus word begrawe

(Matt 27:57-61; Mark 15:42-47; Luk 23:50-56)

38 Hierna het Josef van Arimatea, wat uit vrees vir die Jode* in die
geheim 'n dissipel van Jesus was, •Pilatus gaan vra of hy die liggaam
van Jesus mag wegneem. Pilatus het dit toegestaan. Josef het toe
gegaan en sy liggaam weggeneem. 39 Nikodemus, wat voorheen
gedurende die nag na Jesus gegaan het, het ook gekom* en 'n mengsel
van ongeveer 'n honderd *litra*[b] mirre en aalwyn gebring. 40 Hulle het
toe Jesus se liggaam geneem en dit saam met geurige speserye in
linnedoeke toegedraai, soos dit die Jode se gebruik is by 'n begrafnis.
41 By die plek waar Hy gekruisig is, was daar 'n tuin, en in die tuin 'n
nuwe graf waarin niemand nog ooit neergelê is nie. 42 Daar het hulle
Jesus toe neergelê, omdat dit die Voorbereidingsdag[c] van die Jode
was en die graf daar naby was.

### Jesus word uit die dood opgewek

(Matt 28:1-8; Mark 16:1-8; Luk 24:1-12)

**20** 1 En vroegoggend op die eerste dag van die week,[d] terwyl dit
nog donker was, kom Maria Magdalena[e] by die graf en sien dat die
klip van die graf verwyder is. 2 Sy hardloop toe en gaan na Simon
•Petrus en na die ander dissipel vir wie Jesus liefgehad het,[*] en sê vir
hulle: "Hulle het die Here uit die graf weggevat, en ons weet nie waar
hulle Hom neergelê het nie."[*] 3 Petrus en die ander dissipel het toe
vertrek en na die graf toe gegaan. 4 Die twee het saam gehardloop,
maar die ander dissipel het vooruit gehardloop, vinniger as Petrus, en
eerste by die graf aangekom. 5 Toe hy vooroor buk,[f] sien hy die
linnedoeke lê; hy het egter nie binnegegaan nie. 6 Maar toe Simon
Petrus wat hom gevolg het, daar aankom, het hy die graf binnegegaan
en die linnedoeke daar sien lê, 7 en die doek wat op sy kop was.[*] Dié
doek het nie by die linnedoeke gelê nie, maar was eenkant afsonderlik
opgerol. 8 Ook die ander dissipel, die een wat eerste by die graf gekom
het, het binnegegaan, en hy het gesien en geglo. 9 Hulle het nog nie
die Skrif verstaan dat Hy uit die dood moes opstaan nie.[g] 10 Daarna
het die dissipels weer huis toe gegaan.

### Jesus verskyn aan Maria Magdalena

(Matt 28:9-10; Mark 16:9-11)

11 Maar Maria het buitekant by die graf staan en huil. Terwyl sy
huil, het sy vooroor na die graf toe gebuk, 12 en twee engele met wit
klere aan daar sien sit waar die liggaam van Jesus gelê het — een
waar sy kop en een waar sy voete was. 13 Hulle sê toe vir haar: "Vrou,
waarom huil jy?" Sy antwoord hulle: "Hulle het my Here weggevat en
ek weet nie waar hulle Hom neergelê het nie."[*] 14 Nadat sy dit gesê
het, het sy omgedraai en Hom daar sien staan, maar nie besef dat dit
Jesus was nie.[*] 15 Jesus sê vir haar: "Vrou, waarom huil jy? Wie soek
jy?" Sy het gedink Hy is die tuinier en sê toe vir Hom: "Meneer, as u
Hom verwyder het, sê vir my waar u Hom neergelê het, en ek sal Hom
wegneem." 16 Jesus sê vir haar: "Maria!" Sy draai toe om en sê vir
Hom in Hebreeus:[h] *"Rabboeni!"*[i] Dit beteken Leermeester. 17 Jesus sê
vir haar: "Moet My nie aanraak nie, want Ek het nog nie na die Vader
opgevaar nie. Maar gaan na my broers[j] en sê vir hulle, 'Ek vaar op na
my Vader, en julle Vader, en na my God en julle God.' " 18 Maria
Magdalena[k] gaan vertel toe aan die dissipels: "Ek het die Here gesien,"
en dat Hy hierdie dinge vir haar gesê het.

### Jesus verskyn aan sy dissipels

(Matt 28:16-20; Mark 16:14-18; Luk 24:36-49)

**19** Dit was al laat die aand op daardie eerste dag van die week.[1] Die
deure waar die dissipels vergader het, was uit vrees vir die Jode*
gesluit. Jesus het toe gekom en tussen hulle gaan staan en vir hulle
gesê: “Vrede vir julle!”* **20** En nadat Hy dit gesê het, wys Hy hulle sy
hande en sy sy.* Die dissipels was verheug toe hulle die Here sien.* **21**
Jesus sê toe weer vir hulle: “Vrede vir julle! Soos die Vader My
gestuur het, stuur Ek julle ook.*” **22** Nadat Hy dit gesê het, blaas Hy op
hulle en sê vir hulle: “Ontvang die Heilige Gees! **23** *As julle mense se
sondes vergewe, is dit hulle vergewe; as julle dit van hulle weerhou,
bly dit van hulle weerhou.”

#### Thomas se belydenis

**24** Maar Thomas, een van die twaalf, wat bekend staan as Didimus,*
was nie by hulle toe Jesus gekom het nie. **25** Die ander dissipels sê toe
vir hom: “Ons het die Here gesien!” Maar hy het vir hulle gesê: “As ek
nie die merke van die spykers in sy hande sien en my vinger in die
spykermerke kan steek en my hand in sy sy kan steek nie,* sal ek nooit
glo nie.” **26** Agt dae later was sy dissipels weer binne, en Thomas saam
met hulle. Terwyl die deure gesluit was, het Jesus gekom en in hulle
midde gaan staan en gesê: “Vrede vir julle!”* **27** Daarna sê Hy vir
Thomas: “Bring jou vinger hier en kyk na my hande, en bring jou
hand en steek dit in my sy;* en moenie langer ongelowig wees nie,
maar gelowig.” **28** Thomas het Hom geantwoord: “My Here en my
God!” **29** Jesus sê vir hom: “Glo jy omdat jy My gesien het? Geseënd is
hulle wat nie gesien het nie en tog geglo het.*”

#### Die doel van die Evangelie

**30** *Jesus het nog baie ander tekens voor sy dissipels gedoen wat nie
in hierdie boek geskryf staan nie. **31** Hierdie dinge is egter neergeskryf
sodat julle kan glo dat Jesus die Christus[m] is, die •Seun van God, en
dat julle deur te glo die lewe in sy Naam kan hê.*

**Jesus verskyn nog 'n keer aan sy dissipels**

**21** 1 Hierna het Jesus Hom by die See van Tiberias[n] weer aan sy
dissipels geopenbaar; Hy het Hom soos volg geopenbaar. 2 Saam daar
bymekaar was Simon •Petrus en Thomas, wat bekend staan as
Didimus,* Natanael van Kana in Galilea, die seuns van Sebedeus en
nog twee ander van sy dissipels. 3 Toe sê Simon Petrus vir hulle: "Ek
gaan visvang." Hulle sê vir hom: "Ons gaan saam met jou." Hulle het
uitgegaan en in die skuit geklim, maar daardie nag het hulle niks
gevang nie. 4 Teen dagbreek het Jesus daar op die strand gestaan,
maar die dissipels het nie geweet dat dit Jesus is nie.* 5 Jesus vra hulle
toe: "My kinders, julle het seker niks om te eet nie?*" Hulle antwoord
Hom: "Nee." 6 *Hy sê toe vir hulle: "Gooi die visnet uit aan die
regterkant van die skuit, en julle sal kry." Hulle het dit toe gegooi, en
vanweë die groot klomp vis was hulle nie in staat om dit in te trek nie.
7 Daarop sê die dissipel — die een vir wie Jesus liefgehad het* — vir
Petrus: "Dit is die Here!" Toe Simon Petrus hoor dat dit die Here is,
het hy sy bokleed omgebind — want sy bolyf was kaal — en in die see
gespring.* 8 Maar die ander dissipels het met die bootjie gekom en die
net met die visse gesleep, want hulle was nie ver van die land af nie,
net omtrent tweehonderd el.[o] 9 En toe hulle aan land kom, sien hulle
daar 'n koolvuur gereed en vis wat daarop lê, en ook brood. 10 Jesus sê
vir hulle: "Bring van die visse wat julle nou net gevang het." 11 Simon
Petrus het toe aan boord gegaan en die net vol groot visse op die land
getrek, honderd drie-en-vyftig; en hoewel daar so baie was, het die net
nie geskeur nie.* 12 Jesus sê vir hulle: "Kom eet ontbyt." Niemand van
die dissipels het egter gewaag om Hom te vra, "Wie is U?" nie, want
hulle het geweet dit is die Here. 13 *Jesus kom toe, neem die brood en
gee dit vir hulle, en so ook die vis.

14 *Dit was reeds die derde keer dat Jesus aan die dissipels verskyn
het nadat Hy uit die dood opgewek is.

**Petrus word in sy amp herstel**

15 Toe hulle klaar was met ontbyt, vra Jesus vir Simon •Petrus:
"Simon, seun van Johannes, het jy My werklik lief, meer as hulle?" Hy
sê vir Hom: "Ja, Here, U weet dat ek U liefhet." Hy sê vir hom: "Laat
my lammers wei." 16 Hy vra hom weer 'n tweede keer: "Simon, seun
van Johannes, het jy My werklik lief?" Hy sê vir Hom: "Ja, Here, U
weet dat ek U liefhet." Hy sê vir hom: "Pas my skape op."* 17 Hy vra
hom die derde keer: "Simon, seun van Johannes, het jy My lief?"
Petrus het bedroef geword omdat Hy hom die derde keer gevra het,
"Het jy My lief?" en hy antwoord Hom: "Here, U weet alles.* U weet

dat ek U liefhet." Jesus sê vir hom: "Laat my skape wei. 18 *Amen, amen,p* Ek sê vir jou: Toe jy jonger was, het jy self jou gordel vasgemaak en gegaan waar jy wou, maar wanneer jy oud word, sal jy jou hande uitsteek, en iemand anders sal jou gordel vasmaak en jou bring waar jy nie wil wees nie.*" 19 Hy het dit gesê om aan te dui deur watter soort dood Petrus God sou verheerlik.* En nadat Hy dit gesê het, sê Hy vir Petrus: "Volg My!"

#### Jesus en die geliefde dissipel

20 Toe •Petrus omdraai, sien hy dat die dissipel vir wie Jesus liefgehad het,* hulle volg, die een wat ook by die maaltyd teen sy bors geleun* en gevra het: "Here, wie is dit wat U gaan verraai?" 21 Toe Petrus hom sien, vra hy vir Jesus: "Here, maar wat van hom?" 22 Jesus sê vir hom: "As Ek wil hê dat hy bly totdat Ek kom,* wat het dit met jou te maak? Volg jy My!" 23 Die gerug het toe onder die broersq versprei dat daardie dissipel nie sou sterf nie. Jesus het egter nie vir hom gesê dat hy nie sou sterf nie, maar: "As Ek wil hê hy moet bly totdat Ek kom, wat het dit met jou te maak?"

#### Slotopmerkings

24 *Dit is daardie dissipel wat van hierdie dinge getuig en hierdie dinge geskryf het, en ons weet dat sy getuienis geloofwaardig is.

25 *Daar is nog baie ander dinge wat Jesus gedoen het. As dit een vir een neergeskryf sou word, sou die wêreld self, dink ek, die boeke wat geskryf sou word, nie kon bevat nie.

* **1:1-2** Joh 17:5; 1 Joh 1:1-2

* **1:1 Woord:** Op 19:13

* **1:3** Joh 1:10; 1 Kor 8:6; Kol 1:16-17; Heb 1:2

* **1:4 In ... lewe:** Joh 5:26

* **1:5** Joh 3:19

* **1:6** Matt 3:1; Mark 1:4; Luk 1:13,17,76; 3:2

* **1:8 Hy ... lig nie:** Joh 1:20

* **1:9** 1 Joh 2:8

* **1:10 Hy ... wêreld:** Joh 1:14

* **1:10 en die ... ontstaan:** Joh 1:3; 1 Kor 8:6; Kol 1:16; Heb 1:2

* **1:10 en tog ... erken nie:** Joh 17:25

* **1:12** Gal 3:26

* **1:13** Joh 3:3,5-6; Jak 1:18; 1 Pet 1:23; 1 Joh 3:9; 5:18

* **1:14 die Woord ... geword:** Rom 1:3; Gal 4:4; Fil 2:7; 1 Tim 3:16; Heb 2:14; 1 Joh 4:2; *Psalms van Salomo* 7:6 •**Pseudepigrawe**

**a 1:14 en ons ... aanskou:** Toespeling op Jes 60:1-2 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Luk 9:32; Joh 2:11.

* **1:15** Joh 1:30

* **1:15 Hy wat ... kom:** Matt 3:11; Mark 1:7; Joh 1:27

**b 1:15 is my voor:** Dit het 'n dubbele betekenis, nl ‘Hy het voor my bestaan’ of ‘Hy is belangriker as ek’.

* **1:16 Uit ... ontvang:** Kol 2:10

* **1:17 Want ... gegee:** Eks 31:18; 34:28; Joh 7:19

**c 1:17 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **1:18 Niemand ... gesien nie:** Eks 33:20; Joh 6:46; 1 Tim 6:16; 1 Joh 4:12

**d 1:18 enigste … God:** Die lesing van ou en betroubare manuskripte word hier gevolg. Latere manuskripte lui "die eniggebore Seun van God".

**e 1:18 teen … bors:** 'n Beeld wat noue verbondenheid aandui.

* **1:18 die enigste Seun … gemaak:** Matt 11:27; Luk 10:22

* **1:20** Joh 3:28

**f 1:20 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **1:21 Is jy Elia … is nie:** Matt 11:14; 17:11-13

* **1:21 Is jy die Profeet:** Deut 18:15; Joh 6:14; 7:40; Hand 3:22; 7:37

**g 1:23 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

**h 1:23 Maak … reguit:** Aanhaling uit Jes 40:3 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Matt 3:3; Mark 1:3; Luk 3:4.

* **1:25-26 Waarom … water:** Matt 21:25; Mark 11:30; Luk 20:4; Joh 1:33

* **1:27** Hand 13:25

* **1:27 Hy … kom:** Joh 1:15

* **1:28** Matt 3:13; Joh 10:40

* **1:29 Die volgende … God:** Joh 1:36

**i 1:29 Lam … wegneem:** Toespeling op Jes 53:6-7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 8:32; 1 Pet 1:18-19.

* **1:30** Joh 1:15

* **1:32 Ek het … gebly:** Matt 3:16; Mark 1:10; Luk 3:22

* **1:34 Hy is … God:** Matt 3:17; 17:5; 27:54; Mark 9:7; 15:39; Luk 9:35; Joh 20:31; Hand 9:20

**j 1:38 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees.

**k 1:39 tiende uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 16:00; •Tydsindeling.

**l 1:41 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **1:40-42 Andreas … gebring:** Matt 4:18-20; Mark 1:16-18

**m 1:42 Sefas:** •Petrus se Aramese naam.

* **1:42 Jy is ... Petrus:** Matt 10:2; 16:18; Mark 3:16; Luk 6:14

* **1:44 Filippus ... Betsaida:** Joh 12:21

**n 1:45 Wet ... Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is; vgl Matt 7:12; Rom 3:21.

**o 1:45 Hom ... geskryf het:** Toespeling op Deut 18:18; Jes 7:14; 9:6; Eseg 34:23 as heenwysing na Jesus Christus.

**p 1:49 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat ‘my •Meester’ beteken.

**q 1:49 U ... Seun van God:** Toespeling op Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 3:17; 14:33; 16:16; Mark 1:11; 3:11; Luk 3:22; 4:41; Joh 11:27; Hand 13:33.

**r 1:49 Koning ... Israel:** Toespeling op Sef 3:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 27:42; Mark 15:32; Joh 12:13.

**s 1:51 *Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **1:51 die engele ... neerdaal:** Gen 28:12

* **2:1** Joh 4:46

* **2:4 My ... aangebreek nie:** Joh 7:30; 8:20

* **2:5 Doen ... sê:** Gen 41:55

* **2:6 volgens ... Jode:** Mark 7:3-4; Joh 3:25

**t 2:6 *metretai:*** 'n Inhoudsmaat vir vloeistof. Een *metretes* (enkelvoud) was ongeveer 40 liter; •Inhoudsmate.

* **2:11 Dit ... gedoen:** Joh 4:54; 20:30

* **2:11 Hy het ... geopenbaar:** Luk 9:32; Joh 1:14; 12:41

* **2:12** Matt 4:13

**u 2:13 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**v 2:14 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **2:16 die huis ... Vader:** Luk 2:49

**w 2:17 Die hartstog ... verteer:** Aanhaling uit Ps 69:10 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:19** Matt 26:61; 27:40; Mark 14:58; 15:29; Hand 6:14

* **2:21 die tempel ... liggaam:** 1 Kor 6:19

* **2:22** Luk 24:6-8; Joh 12:16; 14:26

**x 2:23 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **2:23 het talle ... geglo:** Joh 7:31; 11:47-48

* **3:1-2 Daar ... Jesus gekom:** Joh 7:50; 19:39

**y 3:2** ***Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

* **3:2 Rabbi ... gekom het:** Matt 22:16

* **3:2 want ... is nie:** Joh 9:16; Hand 10:38

**z 3:3** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

**a 3:3 van bo ... gebore:** In die bronteks word 'n dubbelsinnige woord gebruik wat sowel 'van bo' as 'weer' kan beteken.

* **3:5 As ... word nie:** Tit 3:5

* **3:8 Die wind ... gaan nie:** Pred 11:4

* **3:11 Ons praat ... getuienis nie:** Joh 3:32; 8:26

* **3:12** Luk 22:67

* **3:13 niemand ... neergedaal het:** Spr 30:4; Rom 10:6

**b 3:14 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **3:14 Moses ... verhoog het:** Num 21:9

* **3:14 moet die ... verhoog word:** Joh 8:28; 12:34

* **3:15** Joh 20:31

* **3:16 Want ... gegee het:** Rom 8:32; 1 Joh 4:9-10

* **3:16 sodat ... kan hê:** Joh 3:36; 10:28; 1 Joh 5:13

* **3:17** Joh 12:47

* **3:17 God ... oordeel nie:** Joh 5:22,30; 8:15-16; Hand 17:31

* **3:18 Wie … veroordeel nie:** Joh 5:24

* **3:19 Die lig … gekom:** Joh 1:5,9; 8:12; 9:5

* **3:20** Ef 5:11-13

* **3:22** Joh 3:26; 4:1-2

* **3:24** Matt 4:12; 14:3; Mark 1:14; 6:17; Luk 3:20

**c 3:26** ***Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat ‘my •Meester’ beteken.

* **3:26 Hy wat … doop:** Joh 3:22; 4:1-2

* **3:27 'n Mens … is nie:** Joh 19:11; 1 Kor 4:7; Heb 5:4

**d 3:28 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **3:28 Ek is nie … Christus nie:** Joh 1:20

**e 3:28 Ek is voor … uitgestuur:** Toespeling op Mal 3:1 as heenwysing na Johannes die Doper; vgl Matt 11:10; Mark 1:2.

* **3:29 maar die … stem van die bruidegom:** Matt 9:15; Mark 2:19

* **3:31 hy wat uit … praat uit die aarde:** 1 Joh 4:5

* **3:32 Wat Hy … getuig Hy:** Joh 8:26

* **3:35 Die Vader … lief:** Joh 5:20; 10:17; 15:9

* **3:35 het alles … gegee:** Matt 11:27; Luk 10:22; Joh 13:3

* **3:36 Wie in … ewige lewe:** Joh 3:16; 1 Joh 5:13

* **3:36 maar wie … op hom:** Ef 5:6

* **4:1-2 die Fariseërs … sy dissipels:** Joh 3:22,26

* **4:4** Matt 10:5; Luk 9:52; 17:11

* **4:5** Gen 33:19; 48:22; Jos 24:32

**f 4:5 Sigar:** Sigar is waarskynlik die dorpie wat in die Ou Testament as Sigem bekend staan; vgl Gen 33:19; 48:22; Jos 24:32.

* **4:6 Dit … was:** Joh 4:12

**g 4:6 sesde uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 12:00; •Tydsindeling.

* **4:9 Jode … Samaritane nie:** Esra 4:3; 9:1 — 10:44; Luk 9:52-53

* **4:10 wie … vra:** Joh 4:26

* **4:10 sou jy … gegee het:** Joh 7:37-38; Op 21:6; 22:17

* **4:12 U … Jakob nie:** Joh 8:53

* **4:14 maar … word nie:** Joh 6:35

* **4:14 Die water … lewe:** Joh 7:38

* **4:19 Meneer … profeet is:** Matt 21:46; Joh 7:40; 9:17

**h 4:20 hierdie berg:** Verwys na die berg Gerisim, waarop daar 'n Samaritaanse tempel gestaan het.

* **4:20 Ons … berg aanbid:** Deut 11:29; Jos 8:33

* **4:20 julle … moet aanbid:** Deut 12:5-14; Ps 122:1-5

* **4:22 die verlossing … Jode:** Jes 2:3; Rom 9:3-4

* **4:24 God is Gees:** 2 Kor 3:17

* **4:24 wie … waarheid aanbid:** Fil 3:3

**i 4:25 Messias:** Die Samaritane het nie 'n messiaanse koning uit die huis van Dawid verwag nie, maar 'n profeet soos Moses (Deut 18:15). Die verwagting van die Samaritane word hier in Joodse terme uitgedruk.

**j 4:25 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **4:25 Ek weet … word:** Joh 1:41

* **4:25 Wanneer … maak:** Joh 14:26

* **4:26 Ek is … praat:** Mark 14:61-62; Joh 9:37

**k 4:29 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **4:29 Hierdie … hoe:** Matt 12:23; Joh 7:26

**l 4:31 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

* **4:34 My voedsel … gestuur het:** Joh 5:30; 6:38

* **4:34 om sy … voltooi:** Joh 5:36; 17:4

**m 4:35 wit … oes:** Dit beteken ‘ryp om geoes te word’.

* **4:35 kyk op … vir die oes:** Matt 9:37; Luk 10:2

* **4:37** Miga 6:15

* **4:42 want … wêreld is:** 1 Joh 4:14

* **4:43 Ná … dae:** Joh 4:40

* **4:44** Matt 13:57; Mark 6:4; Luk 4:24

* **4:45 omdat … gedoen het:** Joh 2:23

* **4:46 Kana … gemaak het:** Joh 2:1-11

* **4:46-47 In Kapernaum … gelê:** Matt 8:5-6; Luk 7:1-3

* **4:48 As … glo nie:** Dan 4:2,37; Mark 13:22; 1 Kor 1:22

* **4:50 Gaan … leef:** Matt 8:13; Mark 7:29

**n 4:52 sewende uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 13:00; •Tydsindeling.

* **4:53 hy en sy … gekom:** Hand 11:14; 16:14-15,31

* **4:54** Joh 2:11

**o 5:2 Betesda:** In manuskripte word die naam van die bad ook aangedui as Betsata, Betsaida of Belseta.

**p 5:3 gebreklikes:** 'n Aantal minder betroubare manuskripte voeg hierna die volgende by: “Hulle het gewag vir die water om te beweeg, **4** want 'n engel van die Here het van tyd tot tyd na die bad afgedaal en die water geroer. Gevolglik is die een wat eerste in die bewegende water ingeklim het, van sy siekte genees.” Dit word aanvaar dat hierdie woorde nie deel van die bronteks is nie.

* **5:8** Matt 9:6; Mark 2:11; Luk 5:24

**q 5:8 slaapmat:** Dit verwys na 'n ligte matras met strooi gevul.

* **5:9 sy slaapmat … loop:** Mark 2:12; Luk 5:25

* **5:9 Daardie … Sabbat:** Luk 13:14; Joh 9:14

* **5:10 Dit is … dra nie:** Jer 17:21

* **5:13 Jesus … byeen was:** Matt 8:18; 13:36; Mark 4:36; 7:17; Joh 6:2-3,15

**r 5:14 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **5:15** Joh 9:11

* **5:18 het die ... maak:** Matt 14:5; 26:4; Mark 14:1; Joh 7:1,25; 8:37,40; 11:53

* **5:18 Hom so ... gestel het:** Joh 10:30,33

**s 5:19** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **5:19 Die Seun ... doen nie:** Joh 5:30; 8:28

* **5:20 Die Vader ... lief:** Joh 3:35; 10:17; 15:9; 17:23-24

* **5:21 die Vader ... lewend maak:** Rom 4:17; Ef 2:4-5

* **5:21 maak die Seun ... Hy wil:** Joh 11:25

* **5:22 het die ... oorgegee:** Joh 3:17; 5:27; 9:39; 12:47; Hand 10:42; 17:31; *Henog* 69:27 •**Pseudepigrawe**

* **5:23 sodat ... Vader eer:** Fil 2:10-11

* **5:23 Wie nie ... het nie:** Luk 10:16

* **5:24 Wie my ... ewige lewe:** Joh 3:15-16; 8:51; 12:44

* **5:24 vir hom is ... oorgegaan:** Joh 3:18; 1 Joh 3:14

* **5:25** Mark 5:41; Luk 7:14; 8:54; Joh 5:28; 11:43

* **5:26 aan die ... te hê:** Joh 1:4

* **5:29** Dan 12:2; Hand 24:15

* **5:28-29 daar kom ... uitkom:** Joh 5:25; 11:23

* **5:30 Uit ... doen nie:** Joh 5:19

* **5:30 Ek nie ... gestuur het:** Luk 22:42; Joh 4:34; 6:38

* **5:31** Joh 8:13-14

* **5:32 Daar ... getuig:** Joh 1:15,34; 3:26; 5:36-37,39; 8:18; 10:25; 15:26; 1 Joh 5:6-9

* **5:32 die getuienis ... waar is:** Joh 19:35; 21:24

* **5:33** Joh 1:19-27

* **5:34 Ek aanvaar ... is nie:** 1 Joh 5:9

* **5:36 Maar Ek ... Johannes:** 1 Joh 5:9

* **5:36 Die werke wat … van My:** Joh 10:25,38; 14:11

* **5:37 En die … getuig:** Matt 3:17; Mark 1:11; Luk 3:22; Joh 5:32; 8:18; 1 Joh 5:9

* **5:38 julle het … julle nie:** 1 Joh 2:14

* **5:38 julle Hom … glo nie:** Joh 6:29

* **5:39** Luk 24:27,44; Hand 13:27; 1 Pet 1:10-11

* **5:41** Joh 12:43

* **5:42 julle het … julle nie:** 1 Joh 3:17

* **5:44 terwyl julle … kom nie:** Joh 12:43

* **5:45 dit is … julle aankla:** Deut 31:26-27

**t 5:46 As julle … geskryf:** Toespeling op Deut 18:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Luk 24:27; Hand 3:22; 7:37.

* **5:47** Luk 16:29-31

**u 6:1 See van Galilea:** Dit is 'n binnelandse meer, bekend as die •See van Galilea.

* **6:2 'n Groot … aangekom:** Matt 4:25; 8:1; 12:15; 19:2; 20:29; Mark 5:24; Luk 9:11

* **6:2 hulle … verrig het:** Joh 2:23; 6:14

* **6:3** Matt 5:1; 24:3; Mark 3:13; Luk 22:39

* **6:4** Luk 22:1; Joh 2:13; 11:55

**v 6:4 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**w 6:7 *denarii:*** 200 *denarii* is ongeveer die dagloon vir 200 dae se arbeid; •Munte.

* **6:8 Andreas … Petrus:** Matt 4:18; 10:2; Mark 1:16; Luk 6:14; Joh 1:40

* **6:9 garsbrode … visse:** Joh 21:9,13

**x 6:10 sit:** Letterlik 'vir ete aanlê'.

**y 6:14 die Profeet … sou kom:** Toespeling op Deut 18:15,18 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 3:22; 7:37.

* **6:15 op die … te maak:** Joh 18:36

* **6:15 het Hy … alleen:** Matt 14:23; 15:29; Mark 6:46; Luk 6:12

z **6:17** **see:** Dit is 'n binnelandse meer, ook bekend as die •See van Galilea.

a **6:19** ***stadioi:*** 25-30 *stadioi* is ongeveer 5 kilometer; •Lengtemate.

* **6:20** **Dit ... wees nie:** Matt 14:27

b **6:22** **see:** Dit is 'n binnelandse meer, ook bekend as die •See van Galilea.

* **6:23** **naby ... uitgespreek het:** Joh 6:11

c **6:25** ***Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

d **6:26** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **6:26** **julle van ... geword het:** Joh 6:11-12

* **6:27** **die voedsel wat hou ... lewe:** Joh 4:14; 6:50-51,54,58

* **6:30** **Hulle ... sal u doen:** Joh 2:18

e **6:31** **woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **6:31** **Ons ... geëet:** Eks 16:15; Num 11:7-9; Neh 9:15; Joh 6:49,59

* **6:31** **Hy het ... te eet:** Ps 78:24; 105:40

* **6:33** **Want ... neerdaal:** Joh 6:41,51

* **6:34** Joh 4:15

* **6:34** **gee ... brood:** Matt 6:11; Luk 11:3

* **6:35** **Ek is ... lewe:** Joh 6:48,51,58

* **6:35** **wie in My ... word nie:** Joh 4:14

* **6:36** **Julle het ... julle nie:** Joh 6:11

* **6:37** **Elkeen ... gee:** Joh 17:2,7,24

* **6:37** **Ek sal ... verstoot nie:** Matt 11:28

* **6:38** **nie om ... gestuur het:** Matt 26:39; Mark 14:36; Luk 22:42; Joh 4:34; 5:30

* **6:39** **Dat Ek ... gaan nie:** Joh 10:28-29; 17:12; 18:9

* **6:40** **Ek ... opstaan:** Joh 6:44,54; 11:24

* **6:41 Ek … neergedaal het:** Joh 6:33,35,51,58

* **6:42 Is hy … Josef:** Matt 13:55; Mark 6:3; Luk 4:22

* **6:44 Niemand … trek nie:** Joh 6:65

* **6:44 en Ek … opstaan:** Joh 6:39-40,54; 11:24

* **6:45 En hulle … wees:** Jes 54:13; 1 Thess 4:9

* **6:46** Joh 1:18

* **6:47 Hy wat … lewe:** Joh 3:15-16,36

* **6:48** Joh 6:35,41,51,58

* **6:49** Joh 6:31,58

* **6:50-51 Maar die brood … ewig leef:** Joh 6:33,58

* **6:54 en Ek … opstaan:** Joh 6:39-40,44; 11:24

* **6:56 bly in … in hom:** Joh 15:5; 1 Joh 3:24

* **6:62** Hand 1:9-11

* **6:63 Dit … maak:** 2 Kor 3:6

* **6:64 Jesus … verraai:** Joh 13:11

* **6:65** Joh 6:44

* **6:68 U het … lewe:** Joh 6:63

* **6:69 U die … God is:** Mark 1:24; Luk 4:34

* **6:71** Joh 12:4

* **7:1 die Jode … doodmaak:** Joh 5:18; 7:19,25; 8:37,40

* **7:2** Lev 23:43

**f 7:2 Huttefees:** Ook genoem die “Fees van die insameling”, was 'n sewedaagse oesfees wat op 15-22 •*Tisri*, die sewende maand, ook genoem •*Etanim*, gevier is. Verskillende seremonies het later deel van die fees geword. Een hiervan was die uitgiet van water uit die Siloamfontein op die altaar; •Feeste.

* **7:6 My bestemde … hier nie:** Joh 2:4; 7:30; 8:20

* **7:7 Die wêreld … haat nie:** Joh 15:18

* **7:7 sy dade … is:** Joh 3:19

* **7:11** Joh 11:56

* **7:13 uit … Jode:** Joh 9:22; 19:38; 20:19

**g 7:14 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **7:15** Matt 13:54; Luk 2:47

* **7:16** Joh 12:49; 14:10

* **7:18 Hy wat … eie eer:** Joh 8:50

* **7:19 Het … gegee nie:** Joh 1:17

* **7:19 En nie … uit nie:** Hand 7:53; Rom 2:21-24

* **7:19 Waarom … doodmaak:** Joh 5:18; 7:1,25; 8:37,40

* **7:20 Jy … demoon:** Joh 8:48,52; 10:20

* **7:21** Joh 5:16

* **7:22 Omdat … gegee het:** Gen 17:10-13; Lev 12:3

* **7:23 is julle … gemaak het:** Joh 5:8-9,16

* **7:24 Moenie … oordeel nie:** Jes 11:3; Joh 8:15

* **7:24 oordeel regverdig:** Lev 19:15; Jes 11:4

* **7:25 Is hy … doodmaak nie:** Joh 5:18; 7:1,19; 8:37,40

**h 7:26 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **7:27** Joh 9:29

**i 7:28 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **7:28-29 Hy wat My … ken Hom:** Joh 8:55; 17:25

* **7:30** Joh 8:20

* **7:30 Hulle … gelê nie:** Joh 7:44

* **7:30 sy uur … het nie:** Joh 2:4; 7:6

* **7:31 baie uit … glo:** Joh 2:23; 8:30; 10:42; 11:45; 12:11,42

* **7:33 Nog … julle:** Joh 13:33; 16:5

* **7:34** Joh 8:21; 13:33

* **7:34 waar … kom nie:** Joh 13:36; 17:24

**j 7:35 *Diaspora:*** Dit beteken 'verstrooiing'. Dit is die term waarmee Jode na hulle volksgenote buite Palestina verwys het.

* **7:37 En op … fees:** Lev 23:36

**k 7:37 fees:** Die Huttefees; vgl Joh 7:2; •Feeste.

* **7:37 As … drink:** Joh 4:10,14

* **7:38 Strome … vloei:** Spr 18:4; Jes 58:11

* **7:39** Joh 16:7; 20:22; Hand 2:4

**l 7:40 Hy … Profeet:** Toespeling op Deut 18:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 6:14; Hand 3:22; 7:37.

**m 7:41 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **7:41 Hy … Christus:** Joh 4:29; 7:26; Hand 9:22

* **7:41 Die Christus … Galilea nie:** Joh 7:52

**n 7:42 uit die … Dawid:** Toespeling op 2 Sam 7:12; Ps 89:4-5 as heenwysing na Jesus Christus.

**o 7:42 uit Betlehem:** Toespeling op Miga 5:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 2:5-6.

* **7:43** Joh 9:16; 10:19

* **7:44** Joh 7:30

* **7:48** Joh 12:42

* **7:50** Joh 3:1-2; 19:39

* **7:51** Deut 1:16

* **7:52 Geen … Galilea nie:** Joh 1:46; 7:41

**p 7:53 — 8:11 Die owerspelige vrou:** Volgens teksgetuienis was hierdie gedeelte nie aanvanklik deel van die bronteks nie. Dit bevat egter so 'n outentieke getuienis oor Jesus dat

dit mettertyd in baie manuskripte opgeneem is en sodoende deel van *Die Evangelie volgens Johannes* geword het.

* **8:1** Luk 21:37

**q** **8:2** **tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **8:2** **Hy het ... onderrig:** Matt 26:55

**r** **8:4** **Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **8:5** **In die ... stenig:** Lev 20:10; Deut 22:22

* **8:7** **Laat ... gooi:** Deut 17:7

* **8:9** **Dié wat ... weggegaan:** Matt 22:22

* **8:11** **moet ... sondig nie:** Joh 5:14

**s** **8:12** **Ek is ... wêreld:** Toespeling op Jes 49:6 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 1:4-5,9; 9:5; 12:46.

* **8:13** **U getuig ... geloofwaardig nie:** Joh 5:31

* **8:14** **Ek weet ... gaan:** Joh 13:3; 16:28

* **8:14** **Maar julle ... vandaan kom:** Joh 7:28; 9:29

* **8:15** **Julle ... vlees:** 1 Sam 16:7; Joh 7:24

* **8:15** **Ek ... niemand nie:** Joh 12:47

* **8:16** **is my ... geloofwaardig:** Joh 5:30

* **8:16** **dit nie Ek ... gestuur het:** Joh 5:37; 8:29

* **8:17** Deut 17:6; 19:15

* **8:18** **die Vader ... van My:** 1 Joh 5:9

* **8:19** **Julle ken ... Vader nie:** Joh 16:3

* **8:19** **As julle ... geken het:** Joh 14:7

**t** **8:20** **tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **8:20** **Niemand ... het nie:** Joh 7:30

* **8:21** Joh 7:34,36; 13:33

* **8:22** Joh 7:35

* **8:23** Joh 3:31; 17:14

* **8:24 want as … is' nie:** Joh 13:19

**u 8:25 Wat … gesê:** Kan ook vertaal word "Ek is wat Ek van die begin af vir julle gesê het."

* **8:26 Hy wat … geloofwaardig:** Joh 7:28

* **8:26 en wat … wêreld:** Joh 12:49

* **8:28 Wanneer … verhoog het:** Joh 3:14; 12:32

* **8:28 dat Ek niks … geleer het:** Joh 5:19

* **8:29 Hy wat … gelaat nie:** Joh 8:16; 16:32

* **8:30 het baie … glo:** Joh 2:23; 7:31; 10:42; 11:45; 12:11,42

* **8:31 As … bly:** Joh 15:7

* **8:33 Ons … Abraham:** Matt 3:9; Luk 3:8; Joh 8:39,56

* **8:33 was nog … slawe nie:** Neh 9:36

**v 8:34** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **8:34 Elkeen … die sonde:** Rom 6:16,20; 2 Pet 2:19

* **8:35 En die … huis nie:** Eks 21:2; Deut 15:12

* **8:37 julle probeer … doodmaak:** Joh 5:18; 7:19,25

* **8:39 Ons … Abraham:** Matt 3:9; Joh 8:33

* **8:41 Ons het … God:** Deut 32:6; Jes 63:16; 64:8

* **8:42 As … liefgehad het:** 1 Joh 5:1

* **8:42 want Ek … uitgegaan:** Joh 13:3; 16:28; 17:8

* **8:42 Ek het ook … gestuur:** Joh 7:28; 17:8

* **8:44 Julle kom … vader uitvoer:** 1 Joh 3:8

* **8:44 Wanneer hy … daarvan is:** Gen 3:4

* **8:46 Wie … uitwys:** 2 Kor 5:21; 1 Pet 2:22; 1 Joh 3:5

* **8:47 Hy wat … van God:** Joh 18:37; 1 Joh 4:6

* **8:48 Het ons … Samaritaan is:** Joh 4:9

* **8:48 'n demoon het nie:** Mark 3:21-22; Joh 7:20

* **8:50 Ek … verheerliking nie:** Joh 5:41

* **8:51** Joh 5:24

**w 8:51 *Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **8:52 sal hy … smaak nie:** Mark 9:1

* **8:53 Jy is … Abraham:** Joh 4:12

* **8:55 Julle … ken Hom:** Matt 11:27; Luk 10:22; Joh 7:28-29

* **8:58 'Ek is' … gebore is:** Joh 1:1

* **8:59 Hulle het … stenig:** Joh 10:31; 11:8

**x 8:59 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

**y 9:2 *Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken.

* **9:2 wie … gebore is:** Eks 20:5; Eseg 18:20; Luk 13:2,4

* **9:3 sodat … kan word:** Joh 11:4

* **9:4 Ons … dag is:** Joh 5:17

* **9:6** Mark 8:23

* **9:7 Gaan … *Siloam:*** 2 Kon 5:10

* **9:8** Hand 3:10

* **9:14** Luk 13:14; Joh 5:9

* **9:16 Hierdie … God nie:** Joh 3:2; 9:33

* **9:16 hy hou … Sabbat nie:** Joh 5:16,18

* **9:16 Hoe … doen:** Joh 9:31

* **9:16 hulle was verdeeld:** Joh 7:43; 10:19

* **9:17 Hy … profeet:** Matt 21:46; Joh 4:19; 7:40

* **9:22 hulle vir … bang was:** Joh 7:13; 19:38; 20:19

**z 9:22 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **9:22 want … sou word:** Joh 12:42

* **9:24 Gee … eer:** Jos 7:19; Op 1:13

* **9:29 maar hierdie … kom nie:** Joh 7:27-28; 8:14

* **9:31 Ons … verhoor nie:** Ps 66:18; Jes 1:15

* **9:31 as … Hy hom:** Ps 34:16; Spr 15:29

* **9:33** Joh 3:2

* **9:34 Jy … gebore:** Ps 51:7; Joh 9:2

* **9:37** Joh 4:26

* **9:39 Ter wille … gekom:** Joh 3:17; 5:22,27,30; 8:15-16; 12:47

* **9:40** Matt 15:14; 23:26

* **9:41 sou … hê nie:** Joh 15:22

**a 10:1** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **10:4 hulle volg hom:** Joh 10:27

* **10:6** Joh 16:25

**b 10:7** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **10:8** Jer 23:1-2; Eseg 34:2-3

* **10:9** Ps 118:20; Joh 14:6

**c 10:11 Ek is … herder:** Toespeling op Ps 23:1; Jes 40:11; Eseg 34:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 13:20; Op 7:17.

* **10:11 lê … skape:** Joh 15:13; 1 Joh 3:16

* **10:12 die wolf vang … hulle:** Hand 20:29

* **10:14 Ek ken my eie:** Joh 10:27; 2 Tim 2:19

* **10:15 net soos … Vader ken:** Matt 11:27

* **10:15 Ek lê … skape:** Joh 15:13; 1 Joh 3:16

* **10:16 Ek het … lei:** Jes 56:8; Joh 11:52; 1 Pet 2:25

* **10:16 een herder:** Eseg 34:23; 37:24

* **10:17 Ek my … opneem:** Fil 2:8-9

* **10:18 Hierdie … ontvang:** Joh 14:31; 15:10

* **10:19** Joh 7:43; 9:16

* **10:20 Hy het … kranksinnig:** Mark 3:21-22; Joh 7:20; 8:48

**d 10:22 Fees … Tempelwyding:** 'n Joodse fees ter herdenking van die herwyding van die tempel op 25 •*Kislef* (ongeveer Desember) in 164 vC; •Feeste.

**e 10:23 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

* **10:23 die Pilaargang … Salomo:** Hand 3:11; 5:12

**f 10:24 in … hou:** Letterlik 'lig u ons siele op'?

**g 10:24 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **10:24 As … ons:** Luk 22:67

* **10:25 dade … van My:** Joh 5:36; 10:38

* **10:26 julle glo nie:** Joh 6:64; 8:45

* **10:27 My skape … stem:** Joh 8:47; 10:3

* **10:28 Ek gee … lewe:** Joh 17:2

* **10:28 Ek gee … gaan nie:** Joh 3:16

* **10:28 hulle sal … ruk nie:** Joh 6:39; 17:12; 18:9

* **10:30** Joh 17:21

* **10:31** Joh 8:59

* **10:33 Dit is nie … godslastering:** Lev 24:16; Matt 26:65; Mark 14:64

* **10:33 jy, wat … maak:** Joh 5:18

* **10:34 Ek het … gode:** Ps 82:6

* **10:36 hoe sê … God:** Joh 5:17-20

* **10:38** Joh 14:10-11

* **10:38 die Vader in … Vader is:** Joh 17:21

* **10:39 Hulle het … arresteer:** Joh 7:30; 8:20

* **10:39 Hy het … ontglip:** Luk 4:30; Joh 7:30

* **10:40 na die plek … gedoop het:** Joh 1:28

* **10:41 maar alles … waar:** Joh 1:29,34; 3:27

* **10:42** Joh 2:23; 7:31; 8:30; 11:45; 12:11,42

* **11:1 Maria … Martha:** Luk 10:38-39

* **11:2 Maria … afgedroog het:** Joh 12:3

* **11:3 hy vir … lief is:** Joh 11:36

* **11:4 tot die verheerliking … kan word:** Joh 9:3

**h 11:8** ***Rabbi:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat ‘my •Meester’ beteken.

* **11:8 onlangs … stenig:** Joh 8:59; 10:31

* **11:9-10 As iemand in die dag … hom is nie:** Joh 12:35

* **11:11 Ons vriend … slaap:** Matt 9:24; 27:52; Mark 5:39; Luk 8:52; Hand 7:60; 1 Kor 11:30

* **11:16 sodat … sterf:** Mark 14:31; Rom 6:8

* **11:18** Matt 21:17

**i 11:18** ***stadioi:*** 15 *stadioi* is ongeveer 2,8 kilometer; •Lengtemate.

* **11:21 Here … het nie:** Joh 11:32

* **11:24 Ek weet … dag:** Dan 12:2; Joh 5:28-29; 6:39-40; Hand 24:15

* **11:26 sal tot … sterf nie:** Joh 8:51

**j 11:27 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **11:27 ek glo … God:** Joh 6:69

* **11:27 U die Christus … God:** Matt 16:16

* **11:27 Hy wat … kom:** Joh 6:14

* **11:30** Joh 11:20

* **11:32 Here … het nie:** Joh 11:21

* **11:35** Luk 19:41

* **11:36 Kyk … gehad:** Joh 11:3

* **11:37 Hy wat … oopgemaak het:** Joh 9:6

* **11:38 na die … gelê:** Matt 27:60; Mark 15:46; Luk 23:53; 24:2; Joh 20:1

* **11:42 Ek het dit … staan:** Joh 12:30

* **11:42 sodat … gestuur het:** Joh 6:29; 17:8,21

* **11:44 Sy voete … toegedraai:** Joh 20:6-7

* **11:45** Luk 16:31; Joh 2:23; 7:31; 8:30; 10:42; 12:11,42

**k 11:47 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **11:49-50** Joh 18:14

* **11:52** Joh 10:16

* **11:52 ook om … verenig:** Joh 17:21

* **11:53 het hulle … te maak:** Matt 14:5; Joh 5:18; 7:1,25; 8:37,40

* **11:54 Daarom … rondgegaan nie:** Joh 7:1

**l 11:54 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **11:54 En daar … vertoef:** Joh 2:12; 3:22

**m 11:55 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **11:55 Die Pasga … naby:** Joh 2:13; 6:4

* **11:55 baie … reinig:** 2 Kron 30:17

* **11:56** Joh 7:11

**n 11:56 tempelterrein:** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem met al die geboue, stoorkamers en voorhowe.

**o 12:1 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **12:1 het Jesus … opgewek het:** Joh 11:1,43-44

* **12:2 Martha … bedien:** Joh 10:40

**p 12:3 *litra:*** 'n Inhoudsmaat vir vloeistof. 1 *litra* was ongeveer ⅓ liter; •Inhoudsmate.

**q 12:3 nardusolie:** Geurige olie afkomstig van die nardusplant, wat in Noord-Indië gegroei het. Dit het meegebring dat hierdie olie uiters duur was, ongeveer die ekwivalent van 'n gemiddelde arbeider se loon vir 'n volle jaar; vgl vs 4.

* **12:3 'n *litra* … afgedroog:** Luk 7:37-38

* **12:4 Judas … verraai:** Joh 6:71

**r 12:5 *denarii:*** 300 *denarii* is ongeveer die ekwivalent van 'n arbeider se loon vir 300 dae, een jaar (minus Sabbatte); •Munte.

* **12:5 Waarom … gegee nie:** Matt 19:21; Mark 10:21; Luk 18:22

* **12:7 sy het … bewaar:** Joh 19:40

* **12:8 Want … by julle:** Deut 15:11

* **12:9 sodat … opgewek het:** Joh 11:43-44

* **12:11** Joh 11:45

**s 12:13 Hosanna:** Die Hebreeuse woord wat in Ps 118:25 met "verlos ons tog" vertaal is, word uitgespreek *hosji-a na.* Dit het die uitroep "•Hosanna" geword; vgl Matt 21:9.

**t 12:13 Hosanna … Here:** Aanhaling uit Ps 118:25-26 as heenwysing na Jesus Christus.

* **12:13 Die … Israel:** Matt 27:42; Mark 15:32; Joh 1:49

**u 12:15** Aanhaling uit Sag 9:9 as heenwysing na Jesus Christus.

**v 12:15 dogter … Sion:** In die enkelvoud 'n poëtiese personifikasie van Jerusalem.

* **12:16 toe … gedoen het:** Joh 2:22

* **12:17 toe Hy … opgewek het:** Joh 11:43-44

* **12:19 Kyk … aan:** Joh 11:48

* **12:21 Filippus … Betsaida:** Joh 1:44

* **12:21 ons … sien:** Luk 19:3; 23:8

* **12:23 Die uur … moet word:** Joh 13:31-32; 17:1

* **12:24** 1 Kor 15:36

**w 12:24 *Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **12:25** Matt 10:39; 16:25; Mark 8:35; Luk 9:24; 17:33

* **12:26 waar … wees:** Joh 14:3; 17:24

* **12:27 is my … ontsteld:** Ps 6:4; 42:6,12; Matt 26:38; Mark 14:34

* **12:28 'n stem … gekom:** Matt 3:17; 17:5; Mark 1:11; 9:7; Luk 3:22; 9:35

* **12:29 'n Engel … gepraat:** Hand 23:9

* **12:30 Hierdie … julle:** Joh 11:42

* **12:31 het die … aangebreek:** Joh 9:39

* **12:31 die heerser … wêreld:** Joh 14:30; 16:11

* **12:32 En as … word:** Joh 3:14; 8:28

* **12:33** Joh 18:32; 21:19

**x 12:34 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

**y 12:34 Ons … bly:** Toespeling op Ps 89:5,37; 110:4; Jes 9:6; Dan 7:14 as heenwysing na Jesus Christus.

* **12:35 Nog … by julle:** Joh 7:33

* **12:35 Terwyl … oorval nie:** Joh 8:12; 9:4; 12:46

* **12:35 Wie … gaan nie:** Joh 11:10; 1 Joh 2:11

* **12:36 Terwyl … wees:** Ef 5:8

* **12:38 Here … geglo:** Rom 10:16

**z 12:38 Here … geopenbaar:** Aanhaling uit Jes 53:1 as heenwysing na Jesus Christus.

**a 12:40** Aanhaling uit Jes 6:10 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 13:15; Mark 4:12.

**b 12:41 hy sy … gesien:** Toespeling op Jes 6:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **12:42 het ook … glo:** Joh 7:48

* **12:42 baie van … glo:** Joh 2:23; 7:31; 8:30; 10:42; 11:45; 12:11

* **12:42 vanweë … word nie:** Joh 9:22

* **12:43** Joh 5:44

* **12:44 Wie … gestuur het:** Matt 10:40; Joh 5:24

* **12:45** Joh 14:9

* **12:46 Ek … gekom:** Joh 3:19; 8:12; 9:5

* **12:46 sodat … bly nie:** Joh 12:35

* **12:47 as iemand … bewaar nie:** Matt 7:26

* **12:47 veroordeel Ek … verlos:** Joh 3:17; 8:15

* **12:49** Joh 7:17

* **12:50 Wat Ek … gesê het:** Joh 8:26,28

**c 13:1 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **13:1 sy uur aangebreek het:** Matt 26:45; Mark 14:41; Joh 12:23; 17:1

* **13:1 dat Hy van … oorgaan:** Joh 16:28

**d 13:1 tot … einde:** Kan ook vertaal word met “tot die uiterste toe” of “intens”.

* **13:2 het die duiwel … verraai:** Luk 22:3; Joh 13:27

* **13:3 die Vader … gegee het:** Matt 11:27; Luk 10:22; Joh 3:35

* **13:3 Hy van … terugkeer:** Joh 16:28

* **13:5** Luk 7:44; Joh 12:3

* **13:7 maar … verstaan:** Joh 13:2

* **13:10 julle is skoon:** Joh 15:3

* **13:11 Want … verraai:** Joh 6:64,70-71

**e 13:12 aan … aanlê het:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **13:13** Matt 23:8,10

**f 13:13 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. "Meester" is die aanspreekvorm vir "Leermeester" in Afrikaans.

* **13:14** Luk 22:27

* **13:14 As Ek … gewas het:** Matt 20:28

* **13:14 behoort … te was:** 1 Tim 5:10

* **13:15** Fil 2:5; 1 Pet 2:21

**g 13:16** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **13:16 'n Slaaf … het nie:** Matt 10:24; Luk 6:40; Joh 15:20

* **13:17** Jak 1:25

**h 13:18 Die een … gelig:** Dit is 'n idiomatiese uitdrukking wat beteken 'om My in die rug te steek', of 'om teen My te draai'. Aanhaling uit Ps 41:10 as heenwysing na Jesus Christus.

* **13:19** Joh 14:29; 16:4

* **13:19 sodat … Ek is:** Joh 8:24,28

* **13:20 Wie iemand … gestuur het:** Matt 10:40; Mark 9:37; Luk 9:48; 10:16

**i 13:21** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **13:23 Een … liefgehad het:** Joh 19:26; 20:2; 21:7,20

* **13:25** Joh 21:20

**j 13:27 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **13:27 het Satan … ingevaar:** Luk 22:3; Joh 13:2

**k 13:28 aan … aangelê het:** Mense het destyds met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê om te eet.

* **13:29 Omdat … gedra het:** Joh 12:6

* **13:31-32** Joh 12:23; 17:1,5

**l 13:31 deur:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "in".

* **13:33** Joh 7:33-34; 8:21

* **13:34** Joh 15:12,17; 1 Joh 3:23

* **13:34 Ek gee … opdrag:** 1 Joh 2:8; 2 Joh vs 5

* **13:35** 1 Joh 3:14

* **13:36 Here … gaan U:** Joh 7:35

* **13:36 Waarheen … volg nie:** Joh 7:34,36

**m 13:38** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **14:1 Moenie … wees nie:** Joh 14:27

* **14:3 julle ook … is:** Joh 12:26; 17:24

* **14:6 Ek … weg:** Heb 10:20

* **14:7 As … Vader ken:** Joh 8:19

* **14:9 Wie … Vader gesien:** Joh 12:45; Kol 1:15; Heb 1:3

* **14:10 Ek in … Vader in My:** Joh 10:38; 14:20; 17:21

* **14:10 Die woorde … Myself nie:** Joh 12:49; 14:24

* **14:11 glo dan … self:** Joh 10:37-38

**n 14:12** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **14:12 Ek na … gaan:** Joh 7:33; 13:1; 14:28

* **14:13 wat … doen:** Joh 15:16; 16:23

**o 14:13 deur:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "in".

* **14:13 sodat … word:** Joh 13:31-32; 17:1

* **14:15** Joh 15:10; 1 Joh 5:3; 2 Joh vs 6

**p 14:16 Parakleet:** Die Griekse woord verwys na iemand wat geroep is om bystand te verleen — 'n voorspraak, 'n pleitbesorger, 'n trooster, 'n helper.

* **14:16 En Ek … gee:** Joh 14:26; 15:26; 16:7

* **14:17 die Gees … waarheid:** Joh 15:26; 16:13

* **14:18 Ek kom … toe:** Joh 14:3,28

* **14:19** Joh 16:16

* **14:19 Nog … meer nie:** Joh 7:33-34,36

* **14:19 omdat … sal leef:** Joh 6:57

* **14:20** Joh 10:38; 14:10-11; 17:21-23

* **14:21 Wie my opdragte … wat My liefhet:** Joh 15:10; 1 Joh 5:3; 2 Joh vs 6

* **14:21 En wie … Vader sal hom liefhê:** Joh 16:27

* **14:22 dat U … wêreld nie:** Hand 10:40-41

* **14:24 Die woorde … het:** Joh 7:16; 14:10

* **14:26 Die Parakleet … stuur:** Joh 14:16; 15:26; 16:7

* **14:27 Vrede laat … gee Ek julle:** Joh 16:33

* **14:27 Moenie … wees nie:** Joh 14:1

* **14:28 Ek gaan … toe:** Joh 14:3; 16:16,17

* **14:28 Ek na … Vader gaan:** Joh 13:1; 14:12; 16:10,17,28; 20:17

* **14:29** Joh 13:19

**q 14:30 die heerser … wêreld:** Tegniese term wat Johannes gebruik vir die aanduiding van •Satan; vgl Joh 12:31; 16:11.

* **14:31 doen … het:** Joh 12:49; 15:10

* **14:31 staan … weggaan:** Matt 26:46; Mark 14:42

* **15:2 Elke … af:** Matt 3:10; 15:13

* **15:3 Julle is … skoongesnoei:** Joh 13:10

* **15:4** Rom 11:17-18; 2 Kor 3:5

* **15:4 Bly in ... in julle:** Joh 6:56

* **15:5 Ek is ... lote:** 1 Kor 12:12,27

* **15:5 hy ... vrug:** Joh 15:16

* **15:5 sonder ... nie:** 2 Kor 3:5

* **15:6 gooi ... vuur:** Matt 3:10; 7:19; 13:42

* **15:7 vra ... gebeur:** Mark 11:24; Joh 14:13; 16:23

* **15:8 Hierdeur ... dra:** Matt 5:16

* **15:10 As ... my liefde bly:** Joh 14:15; 1 Joh 2:5; 5:3

* **15:11** Joh 17:13; 1 Joh 1:4

* **15:12** Joh 13:34; 1 Joh 3:11,23; 2 Joh vs 5

* **15:13** Joh 10:11; Rom 5:8; 1 Joh 3:16

* **15:14 Julle is my vriende:** Luk 12:4

* **15:16 Ek ... uitgekies:** Joh 6:70; 13:18

* **15:16 om ... dra:** Joh 15:5

* **15:16 sodat ... gee:** Joh 14:13-14; 16:23

* **15:17** Joh 13:34; 1 Joh 3:11,23; 2 Joh vs 5

* **15:18 As ... haat:** Matt 10:22; 24:9; Mark 13:13; Luk 6:22; Joh 17:14; 1 Joh 3:13

* **15:18 hy My ... het:** Joh 7:7

* **15:19 As ... liefhê:** 1 Joh 4:5

* **15:19 Omdat ... haat die wêreld julle:** Joh 17:14

* **15:20 'n Slaaf ... eienaar nie:** Matt 10:24; Luk 6:40; Joh 13:16

* **15:21** Joh 16:3

* **15:21 Hulle sal ... Naam:** Matt 5:11

* **15:22 sou ... gehad het nie:** Joh 9:41

* **15:23** Luk 10:16; Joh 5:23; 1 Joh 2:23

* **15:24 As Ek … gehad het nie:** Joh 14:11; **sou … gehad het nie:** Joh 9:41

**r 15:25 Hulle het … gehaat:** Aanhaling uit Ps 35:19; 69:5 as heenwysing na Jesus Christus.

**s 15:26 Parakleet:** Die Griekse woord verwys na iemand wat geroep is om bystand te verleen — 'n voorspraak, 'n pleitbesorger, 'n trooster, 'n helper.

* **15:26 die Parakleet … kom:** Joh 14:26

* **15:27 julle moet … getuig:** Hand 1:8; 5:32; 1 Joh 4:14

* **15:27 julle van … is:** Luk 1:2; Hand 1:21-22

* **16:2 Hulle … ban:** Joh 9:22

* **16:3** Joh 15:21

* **16:4 hierdie … Ek vir julle gesê:** Joh 13:19; 16:25

* **16:5 Maar … gestuur het:** Joh 7:33

* **16:5 nie een … nie:** Joh 13:36; 14:5

* **16:6** Joh 16:22

**t 16:7 Parakleet:** Die Griekse woord verwys na iemand wat geroep is om bystand te verleen — 'n voorspraak, 'n pleitbesorger, 'n trooster, 'n helper.

* **16:7 sal Ek … stuur:** Joh 14:16,26; 15:26

* **16:8 van sonde … oordeel:** Hand 24:25

* **16:9 omdat … glo nie:** Joh 5:38; 6:36,63; 7:5; 10:26; 12:37

* **16:10 Ek … gaan:** Joh 13:1; 14:12,28; 16:28; 20:17

**u 16:11 die heerser … wêreld:** Tegniese term wat Johannes gebruik vir die aanduiding van •Satan; vgl Joh 12:31.

* **16:12** 1 Kor 3:1

* **16:13 die Gees … die waarheid:** Joh 14:17; 15:26

* **16:13 sal Hy … lei:** Joh 14:26; 1 Joh 2:27

* **16:15 Alles … myne:** Joh 17:10

* **16:16** Joh 14:19

**v 16:20** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **16:21 'n Vrou … kraam:** Jes 13:8; 21:3; 26:17; Miga 4:9; 1 Thess 5:3

* **16:22 en dan … wees:** Jes 66:14

* **16:23 Wat … gee:** Joh 14:13-14; 15:16; 1 Joh 5:14-15

* **16:24 sodat … wees:** Joh 15:11; 1 Joh 1:4

* **16:25 Hierdie … julle gesê:** Matt 13:34; Mark 4:33-34; Joh 16:4

* **16:27 want … lief:** Joh 14:21,23

* **16:27 Ek … gekom het:** Joh 3:2; 8:42; 13:3; 17:8

* **16:28** Joh 13:3

* **16:30 weet ons … vra nie:** Joh 2:24-25

* **16:32 dat julle … agterlaat:** Sag 13:7; Matt 26:31,56; Mark 14:27,50

* **16:32 Ek is … My is:** Joh 8:29

* **16:33 Dit … vind:** Joh 14:27

* **16:33 In die … swaarkry:** 2 Tim 3:12

* **16:33 Ek het … oorwin:** 1 Joh 5:4

* **17:1 toe sy … opgerig:** Joh 11:41

* **17:1 die uur … aangebreek:** Matt 26:45; Mark 14:41; Joh 12:23; 13:1

* **17:1 Verheerlik … kan verheerlik:** Joh 13:31-32

* **17:2 net … mensdom gegee het:** Matt 28:18

* **17:3 dat … God:** 1 Thess 1:9; 1 Joh 5:20

**w 17:3 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **17:4 Ek … verheerlik:** Joh 13:31-32; 14:13

* **17:4 deur … doen:** Joh 4:34

* **17:5 by U gehad … bestaan het:** Joh 1:1-2; 8:58; 17:24

* **17:6 Ek … gegee het:** Joh 17:26

* **17:8 werklik … gekom het:** Joh 3:2; 16:30

* **17:10 alles … behoort aan U:** Luk 15:31

* **17:10 wat aan U … is myne:** Joh 16:15

* **17:11 hulle is … wêreld:** Joh 13:1

* **17:11 en Ek … toe:** Joh 13:1,3; 16:28

* **17:11 sodat … wees:** Joh 10:30; 17:21; Gal 3:28

* **17:12 niemand … gegaan nie:** Joh 6:39; 18:9

* **17:12 die seun … verderf:** 2 Thess 2:3

* **17:12 niemand … word:** Ps 41:9; 109:4-5,7-8

* **17:13 Ek sê … hê:** Joh 15:11; 1 Joh 1:4

* **17:14 die wêreld het hulle … hulle nie van die wêreld is nie:** Joh 15:18-19

* **17:14 Ek nie van die wêreld is nie:** Joh 8:23

* **17:15 dat … bewaar:** Matt 6:13; 2 Thess 3:3; 1 Joh 5:18

* **17:18** Joh 20:21

* **17:20 Ek … hulle nie:** Joh 17:9

* **17:21 dat hulle almal een kan wees:** Gal 3:28

* **17:21 net soos … in U:** Joh 10:38

* **17:22 sodat … een is:** Joh 17:11

* **17:24 Ek wil … kan wees:** Joh 12:26

* **17:24 sodat … kan sien:** Joh 1:14

* **17:24 my heerlikheid … liefgehad het:** Joh 17:5

* **17:25 die wêreld … nie:** Joh 1:10; 8:55

* **17:25 maar Ek ken U:** Matt 11:27; Luk 10:22; Joh 8:55

* **17:26 Ek het … gemaak:** Joh 17:6

* **18:1** Matt 26:36; Mark 14:32

* **18:2 Jesus … gekom het:** Luk 21:37; 22:39

**x 18:3 kohort:** 'n Afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000, maar gewoonlik 600 man, bestaan het; •Militêre terme.

* **18:3 en die tempelwagte … Fariseërs:** Joh 7:32,45

* **18:9** Joh 6:39; 10:28; 17:12

* **18:10 Simon … gedra het:** Luk 22:36,38

**y 18:10 regteroor:** Die Grieks gebruik hier 'n verkleinwoord (oortjie) wat daarop kan dui dat dit net 'n deel van die oor was.

* **18:11 Die beker … drink nie:** Matt 20:22; 26:39; Mark 10:38; 14:36; Luk 22:42

**z 18:12 kohort:** 'n Afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000, maar gewoonlik 600 man, bestaan het; •Militêre terme.

**a 18:12 *chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **18:13** Luk 3:2; Joh 18:24

**b 18:13 Annas:** Die bronteks lui “Hannas”.

* **18:13-14 Kajafas … sterf:** Joh 11:49-51

* **18:15 Simon … dissipel:** Joh 20:3

* **18:15-16 hy het saam … gebring:** Matt 26:58; Mark 14:54; Luk 22:54-55

* **18:17 Is jy … Ek is nie:** Joh 18:25

* **18:20 Ek het openlik … gepraat:** Joh 7:26

* **18:20 Ek het altyd … gegee:** Matt 4:23; 26:55; Joh 6:59; 7:14

* **18:22** Hand 23:2

* **18:22 Hom … gegee:** Joh 19:3

* **18:24** Luk 3:2; Joh 18:13

**c 18:24 Annas:** Die bronteks lui “Hannas”.

* **18:25 Hulle … Ek is nie:** Joh 18:17

**d 18:26 oor:** Die Grieks gebruik hier 'n verkleinwoord (oortjie) wat daarop kan dui dat dit net 'n deel van die oor was.

* **18:26 'n familielid … afgekap het:** Matt 26:51; Mark 14:47; Luk 22:49-50; Joh 18:10

* **18:26 Ek … dan nie:** Joh 18:1

* **18:27** Matt 26:34; Mark 14:30; Luk 22:34; Joh 13:38

**e 18:28** ***pretorium:*** Dit was óf die ou paleis van •Herodes, óf die vesting Antonia, waar die •prokurator gedurende feestye tuisgegaan het.

**f 18:28 vroegoggend:** Volgens Westerse tydsbepaling tussen 03:00 en 06:00.

**g 18:28 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **18:31** Joh 19:6-7

* **18:31 Vat julle hom:** Joh 19:6

* **18:31 Vat … wet:** Hand 18:15

* **18:32** Matt 20:19; 26:2; Joh 3:14; 8:28; 12:33

* **18:35 Dit … uitgelewer het:** Joh 1:11

* **18:37 om oor … getuig:** Joh 3:32-33

* **18:37 Hiervoor is … my stem:** 1 Tim 6:13

* **18:37 Elkeen wie … my stem:** Joh 8:47; 1 Joh 4:6

**h 18:39 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **18:40** Hand 3:14

**i 18:40 misdadiger:** 'n Oproermaker wat waarskynlik by 'n mislukte rebellie teen Rome betrokke was.

* **19:2 'n purperrooi … omgehang:** Luk 23:11

* **19:3 hulle … geklap:** Joh 18:22

* **19:4** Luk 23:4; Joh 18:38

* **19:6 Vat julle hom:** Joh 18:31

* **19:7** Lev 24:16

* **19:7 Ons … sterf:** Joh 18:31

* **19:7 hy homself … gemaak het:** Joh 5:18; 10:33

**j 19:9** ***pretorium:*** Dit was óf die ou paleis van •Herodes, óf die vesting Antonia, waar die

•prokurator gedurende feestye tuisgegaan het.

* **19:9 Jesus het … gegee nie:** Matt 26:62-63; 27:12,14; Mark 14:61; Luk 23:9

* **19:11 U … is nie:** Joh 10:18; Rom 13:1

* **19:12 Elkeen … maak:** Luk 23:2; Joh 18:37; Hand 17:7

**k 19:13 Klipplaveisel:** 'n Geplaveide binnehof van klipteëls.

**l 19:13 Hebreeus:** Volgens Hand 21:40 is Aramees 'n Hebreeuse dialek.

**m 19:13 *Gabbata:*** 'n Aramese woord wat verwys na 'n hooggeleë plek.

**n 19:14 Voorbereidingsdag:** Die dag van Voorbereiding voor die Sabbat, dws Vrydag. Die uitdrukking "Voorbereiding vir die •Pasga" kan hier beteken dat die Sabbatdag in hierdie geval saamgeval het met die Pasga en dat die Voorbereiding vir die Sabbat en vir die Pasga op dieselfde dag geval het, dws op Vrydag.

**o 19:14 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

**p 19:14 sesde uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 12:00; •Tydsindeling.

**q 19:17 Kopbeenplek:** 'n Heuwel buite Jerusalem waar teregstellings plaasgevind het.

**r 19:17 Hebreeus:** Volgens Hand 21:40 is Aramees 'n Hebreeuse dialek.

**s 19:20 Latyn:** Letterlik 'in Romeins'. Latyn was die amptelike taal van die Romeinse Ryk.

**t 19:24 Hulle … gewerp:** Aanhaling uit Ps 22:19 as heenwysing na Jesus Christus.

* **19:25** Matt 27:55-56; Mark 15:40-41; Luk 23:49

**u 19:25 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

* **19:26 die dissipel … staan:** Joh 13:23; 20:2; 21:7,20

**v 19:28 Ek … dors:** Toespeling op Ps 69:22; 22:16 as heenwysing na Jesus Christus.

* **19:29** Ps 69:22

**w 19:29 marjoleintak:** 'n Bossie wat teen mure groei en waarmee reinigingswater gesprinkel is. Die volksnaam *hisop* is 'n transliterasie van die Hebreeuse/Griekse woord.

* **19:30 sê … volbring:** Job 19:26-27 LXX

**x 19:31 Voorbereidingsdag:** Die dag van voorbereiding voor die Sabbat, dws Vrydag. Die uitdrukking "voorbereiding vir die •Pasga" in Joh 19:14 kan beteken dat die Sabbatdag in hierdie geval saamgeval het met die Pasga en dat die voorbereiding vir die Sabbat en die

voorbereiding vir die Pasga op dieselfde dag geval het, dws op Vrydag. Dit kan egter ook die 'Vrydag van die Pasga' beteken, dws die Vrydag van die week wat die Pasga geduur het. Dan is die Pasgamaal die vorige aand geëet, dws Donderdagaand.

* **19:31 sodat … Sabbat nie:** Deut 21:22-23

**y 19:31 belangrike dag:** In Jesus se sterfjaar het die vyftiende •*Nisan*, die dag van die •Pasga, op die Sabbat geval. Dit het aan die betrokke Sabbat nog groter betekenis gegee.

* **19:34 bloed en water:** 1 Joh 5:6,8

* **19:35 Hy wat … praat:** Joh 21:24

**z 19:36 Geen … word nie:** Aanhaling uit Eks 12:46; Num 9:12; Ps 34:21 as heenwysing na Jesus Christus.

**a 19:37 Hulle … deurboor het:** Aanhaling uit Sag 12:10 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 1:7.

* **19:38 uit … Jode:** Joh 7:13; 9:22; 20:19

* **19:39 Nikodemus … gekom:** Joh 3:1-2; 7:50

**b 19:39 *litra:*** 'n Inhoudsmaat vir vloeistof. 1 *litra* was ongeveer ⅓ liter; •Inhoudsmate.

**c 19:42 Voorbereidingsdag:** Die dag van voorbereiding voor die Sabbat, dws Vrydag.

**d 20:1 eerste … week:** Letterlik 'op die eerste van die Sabbatte', dws Sondag; vgl Joh 20:19; Hand 20:7.

**e 20:1 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou," dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

* **20:2 na die ander … liefgehad het:** Joh 13:23; 19:26; 21:7,20

* **20:2 Hulle het … het nie:** Joh 20:13

**f 20:5 vooroor buk:** Baie van die destydse rotsgrafte was nie 'n volle meter hoog nie, met die gevolg dat 'n persoon vooroor moes buk om in te kyk of in te gaan.

* **20:6-7 die linnedoeke … kop was:** Joh 11:44

**g 20:9 Hulle het … opstaan nie:** Toespeling op Ps 16:10 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Luk 24:26-27; Hand 2:27,31; 1 Kor 15:4.

* **20:13 Hulle het … het nie:** Joh 20:2

* **20:14 nie besef … was nie:** Luk 24:16; Joh 21:4

**h 20:16 Hebreeus:** Volgens Hand 21:40 is Aramees 'n Hebreeuse dialek.

**i 20:16 *Rabboeni:*** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Aramees wat ‘my •Meester’ beteken.

**j 20:17 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit; vgl Rom 8:29; Heb 2:11-12.

**k 20:18 Maria Magdalena:** Die bronteks noem haar deurgaans “Maria, die Magdaleense vrou,” dws ‘Maria, die vrou afkomstig uit Magdala’. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea.

**l 20:19 eerste … week:** Letterlik ‘op die eerste van die Sabbatte’, dws Sondag; vgl Joh 20:1; Hand 20:7.

* **20:19 uit vrees … Jode:** Joh 7:13; 9:22; 19:38

* **20:19 Die deure … vir julle:** Joh 20:26

* **20:20 wys … en sy sy:** Joh 19:34; 20:25,27

* **20:20 Die dissipels … sien:** Joh 16:20,22

* **20:21 Soos … julle ook:** Joh 17:18

* **20:23** Matt 16:19; 18:18

* **20:24 Thomas … Didimus:** Joh 11:16; 21:2

* **20:25 As ek … steek nie:** Joh 19:34; 20:20

* **20:26 Terwyl … vir julle:** Joh 20:19

* **20:27 Bring … in my sy:** Joh 19:34; 20:20,25

* **20:29 Geseënd … geglo het:** 1 Pet 1:8

* **20:30** Joh 21:25

**m 20:31 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **20:31 sodat julle kan … kan hê:** Joh 3:15; 1 Joh 5:13

**n 21:1 See van Tiberias:** Dit is 'n binnelandse meer, ook bekend as die •See van Galilea.

* **21:2 Thomas … Didimus:** Joh 11:16; 20:24

* **21:4 maar … is nie:** Luk 24:16; Joh 20:14

* **21:5 julle het … eet nie:** Luk 24:41

* **21:6** Luk 5:4-7

* **21:7 die dissipel … liefgehad het:** Joh 13:23; 19:26; 20:2; 21:20

* **21:7 Toe Simon … gespring:** Matt 14:29

**o 21:8 el:** 200 el is ongeveer 90 meter; •Lengtemate.

* **21:11 vol … geskeur nie:** Luk 5:6

* **21:13** Matt 14:19; 15:36; Mark 6:41; 8:6; Luk 9:16; Joh 6:11

* **21:14** Joh 20:19,26

* **21:16 Pas … op:** Hand 20:28; 1 Pet 5:2

* **21:17 U … alles:** Joh 16:30

**p 21:18** ***Amen, amen:*** Die Hebreeuse woord •*Amen* word hier gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid. Die herhaling daarvan is tipies van Johannes.

* **21:18 maar wanneer … wees nie:** 2 Pet 1:14

* **21:19 Hy het … verheerlik:** Joh 12:33; 18:32

* **21:20 die dissipel … liefgehad het:** Joh 13:23; 19:26; 20:2; 21:7

* **21:20 die een … geleun:** Joh 13:25

* **21:22 As Ek … kom:** Matt 16:28

**q 21:23 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **21:24** Joh 19:35

* **21:25** Joh 20:30

# DIE HANDELINGE
## VAN DIE APOSTELS

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 13 14 15 16 17 18 19 20 21 22 23 24 25 26 27 28

**Inleiding**

Lukas is die enigste evangelis wat ook vir ons 'n opvolgwerk, naamlik *Die Handelinge van die Apostels,* geskryf het (Hand 1:1-2). Indien *Lukas* iewers tussen 70 en 80 nC geskryf is (vgl die Inleiding op *Lukas),* het *Handelinge* waarskynlik kort daarna ontstaan, ook in Klein-Asië, moontlik in Efese.

Lukas was 'n goed opgevoede man en skryf van die beste Grieks in die Nuwe Testament. Alhoewel hy waarskynlik nie 'n Jood was nie, toon albei sy werke dat hy goeie kennis van die Joodse kultuur en godsdienstige gebruike gehad het. Op grond van sy gebruik van die eerste persoon “ons” in die latere hoofstukke van *Handelinge* (16:10-17; 20:5-15; 21:1-18; 27:1 — 28:16), aanvaar baie ondersoekers dat hy in 'n stadium 'n reisgenoot van Paulus en daarom goed op die hoogte van die apostel se doen en late was.

Soos sy *Evangelie,* rig Lukas hierdie boek ook aan Theofilus in die hoop dat hy sal help om die Christelike boodskap wyer in die Grieks-Romeinse wêreld te versprei.

Tesame met *Die Evangelie volgens Lukas* beslaan *Handelinge* meer as 'n kwart (27%) van die Nuwe Testament. Hierdie twee werke was as 'n twee-eenheid bedoel, maar is in 'n later stadium, toe die vier Evangelies saamgegroepeer is, deur *Die Evangelie van Johannes* van mekaar geskei.

In hierdie boek vertel Lukas ons wat verder gebeur het met die goeie boodskap wat deur Jesus verkondig is. Die verhaal van *Handelinge* kan saamgevat word as die oorwinningsgang van die evangelie. Alhoewel hierdie werk se titel *Die Handelinge van die Apostels* is, handel dit hoofsaaklik oor Petrus en Paulus. Aan die ander kant speel ook sekere nie-apostels 'n rol in *Handelinge* — soos Stefanus, Filippus, Barnabas, Apollos, Akwila en Priscilla. 'n Meer toepaslike titel sou egter wees *Die Handelinge van die Heilige Gees*. Die boek se sentrale tema word reeds in Handelinge 1:8 aangekondig: “Maar julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom en julle sal my getuies wees in Jerusalem, in die hele Judea en Samaria en tot aan die einde van die aarde.” *Die Evangelie volgens Lukas* het op Jesus se optrede gekonsentreer; in *Handelinge* gaan dit om die wyse waarop die evangelie van Jesus deur die werking van die Heilige Gees oor die destydse wêreld versprei het.

Op grond van die sentrale tema van *Handelinge* kan die boek volgens die geografiese uitbreiding van die evangelie soos volg ingedeel word:

- 1:1-14 Proloog, hemelvaart
- 1:15 — 8:3 Eerste hoofdeel
  - Vestiging van die kerk in Jerusalem
- 8:4 — 11:18 Tweede hoofdeel
  - 8:4-40 Verspreiding van die evangelie na Samaria
  - 9:1-31 Paulus se bekering
  - 9:32 — 11:18 Petrus se optrede
- 11:19 — 15:35 Derde hoofdeel
  - 11:19 — 12:25 Verspreiding van die evangelie na Antiogië
  - 13:1 — 14:28 Eerste sendingreis van Paulus
  - 15:1-35 Eerste kerkvergadering in Jerusalem

- 15:36 — 21:26 Vierde hoofdeel
    - 15:36 — 21:26 Tweede en derde sendingreis (die evangelie na Griekeland)
- 21:27 — 28:31 Vyfde hoofdeel
    - 21:27 — 22:29 Paulus in Jerusalem gevange geneem
    - 22:30 — 26:32 Verskillende verhore van Paulus
    - 27:1 — 28:16 Reis na Rome
    - 28:17-31 Die evangelie in Rome

**1** 1 *Die eerste berig, o Theofilus, het ek geskryf oor alles wat Jesus
begin doen en waaroor Hy onderrig gegee het 2 *tot die dag dat Hy
opgeneem is — nadat Hy deur die Heilige Gees opdrag gegee het aan
die •apostels wat Hy uitgekies het. 3 Aan hulle het Hy, ná sy lyding,
deur vele tekens getoon dat Hy leef,* toe Hy oor 'n tydperk van veertig
dae aan hulle verskyn en met hulle oor die sake van die •koninkryk
van God gepraat het.*
4 Terwyl Hy saam met hulle was, het Hy hulle beveel: "Moenie uit
Jerusalem weggaan nie, maar bly wag op die Vader se belofte[a]* wat
julle van My gehoor het.* 5 *Want Johannes het wel met water gedoop,
maar oor nie baie dae nie sal julle met die Heilige Gees gedoop
word."

**Jesus vaar op na die hemel**

6 Toe hulle bymekaar was, het hulle vir Hom gevra: "Here, gaan U
in hierdie tyd die koninkryk vir Israel weer oprig?"* 7 Maar Hy het
hulle geantwoord: "Dit is nie vir julle om die tye en spesifieke
geleenthede te ken wat die Vader in sy eie mag bepaal het nie.* 8 Maar
julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom* en julle
sal my getuies wees* in Jerusalem, in die hele Judea en Samaria en tot
aan die einde van die aarde." 9 Toe Hy dit gesê het, is Hy opgeneem
terwyl hulle toekyk,* en 'n wolk het Hom uit hulle gesigsveld
weggeneem. 10 Terwyl hulle, soos Hy weggaan, stip na die hemel bly
kyk, staan daar meteens twee mans in wit klere by hulle* 11 en vra:
"Galileërs, waarom staan en staar julle na die hemel? Hierdie Jesus
wat van julle na die hemel weggeneem is, sal net so terugkom soos
wat julle Hom na die hemel sien weggaan het.*" 12 *Daarna het hulle
van die berg wat as die Olyfberg bekend staan en wat digby Jerusalem
was — 'n Sabbatsreis[b] ver — teruggekeer na Jerusalem. 13 Toe hulle
daar aankom, het hulle opgegaan na die bovertrek waar hulle gebly
het: •Petrus en Johannes, Jakobus en Andreas, Filippus en Thomas,
Bartholomeus en Mattheus, Jakobus, seun van Alfeus, Simon die
Seloot[c] en Judas, die seun van Jakobus.* 14 Hulle het almal eensgesind
in gebed volhard — saam met die vroue, en ook saam met Maria, die
moeder van Jesus, en sy broers.

**Mattias word in Judas se plek gekies**

15 In daardie dae het •Petrus tussen die broers[d] opgestaan — daar
was ongeveer 120 mense bymekaar — en gesê: 16 "Broers, die
Skrifwoord moes vervul word wat die Heilige Gees vroeër by monde
van Dawid oor Judas uitgespreek het. Hy het vir die mense wat Jesus
gearresteer het as gids opgetree[e] 17 aangesien hy een uit ons geledere

was en deel gehad het aan ons bediening. 18 *Hy het mos 'n stuk grond
aangeskaf uit die geld wat hy as beloning vir sy bose daad ontvang
het. Hy het egter vooroor geval, in die middel oopgebars en al sy
ingewande het uitgepeul. 19 Dit het onder al die inwoners van
Jerusalem bekend geword, met die gevolg dat daardie stuk grond in
hulle eie taal as *Akeldama* bekend staan, dit is: 'Bloedgrond'. 20 Want
daar staan in die boek van die Psalms geskryf:

" 'Laat sy woonplek verlate word
en laat geen inwoner daarin bly nie.'*

"En:

" 'Laat 'n ander sy amp as opsiener oorneem.'*

21 "Daarom moet nou een van daardie manne wat die hele tyd saam
met ons onderweg was terwyl die Here Jesus onder ons gekom en
gegaan het, 22 van die begin af, van die doop van Johannes af,** tot op
die dag dat Hy van ons opgeneem is,* saam met ons as 'n getuie van sy
opstanding optree." 23 Hulle het toe twee voorgestel: Josef, bekend as
Barsabbas, wat ook Justus genoem is, en Mattias. 24 Daarop het hulle
soos volg gebid: "U, Here, wat almal se harte ken, wys U uit hierdie
twee die een aan wat U gekies het 25 om die taak van hierdie diens
van •apostel oor te neem waarvan Judas afvallig geraak het om na die
plek te gaan wat hom toekom." 26 *Toe het hulle geloot en die lot het
op Mattias geval. Hy is daarop by die elftal apostels gevoeg.

### Die uitstorting van die Heilige Gees

**2** 1 Toe die dag van die Pinksterfees aanbreek,[*] was hulle almal op
een plek bymekaar. 2 Onverwags het daar uit die hemel 'n geluid soos
dié van 'n kragtige stormwind opgeklink en dit het die hele huis gevul
waar hulle gesit het. 3 Tonge, asof van vuur, het aan hulle verskyn,
verdeel en op elkeen van hulle neergedaal. 4 En almal is vervul met
die Heilige Gees[**] en het in ander tale begin spreek[*] soos wat die Gees
dit aan hulle gegee het om uit te spreek.
5 Destyds het daar vroom Jode uit elke nasie onder die hemel in
Jerusalem gewoon. 6 Toe daardie geluid opklink, het die menigte
saamgedrom en was verward, omdat elkeen gehoor het hoe daar in sy
eie taal gepraat word. 7 Verstom en verbaas het hulle gevra: “Kyk, is
almal wat daar praat dan nie Galileërs nie?[*] 8 Hoe hoor ons hulle dan
praat in die taal waarmee elkeen van ons grootgeword het? 9 Ons —
Parte[f] en Mede en Elamiete, inwoners van Mesopotamië, Judea en
Kappadosië, Pontus en Asië,[g] 10 Frigië en Pamfilië, Egipte en streke
van Libië in die omgewing van Sirene, en Romeine wat hier vertoef, 11
Jode en proseliete,[h] mense van Kreta en Arabiere — ons hoor hulle in
ons eie taal oor die groot dade van God praat.” 12 Almal was verstom
en verward en het mekaar gevra: “Wat beteken dit tog?” 13 Ander
weer het spottend gesê: “Hulle is vol soetwyn.”

### Petrus se toespraak

14 Daarop staan •Petrus op, verhef sy stem en spreek hulle toe:
“Jode en julle almal wat in Jerusalem woon — dit moet julle weet,
luister goed na my woorde: 15 Hierdie mense is nie dronk soos julle
dink nie; dit is immers nog net die derde uur[i] van die dag. 16 Wat hier
gebeur, is deur die profeet Joël aangekondig:

17 [*]“ ‘En dit sal in die laaste dae gebeur,’ sê God:
‘Ek sal my Gees op alle mense uitstort —
julle seuns en julle dogters sal profeteer,
en julle jongmense sal visioene sien,
en julle ou mense sal drome droom.
18 Ja, ook oor my diensknegte en diensmaagde
sal Ek in daardie dae my Gees uitstort
en hulle sal profeteer.
19 En Ek sal bo in die hemel wonders bewerk
en tekens onder op die aarde:
bloed en vuur en rookwolke.
20 Die son sal verander in duisternis

en die maan in bloed
voordat die groot, stralende dag van die Here kom.
21 *Dán sal elkeen wat die Naam van die Here aanroep, verlos
word.’

22 “Israeliete, luister na hierdie woorde! Jesus van Nasaret was 'n man
wat deur God aan julle bekend gemaak is deur kragtige dade en die
wonders en tekens wat God deur Hom in julle midde verrig het* —
soos julle self ook weet. 23 Julle het hierdie man, wat deur die vaste
plan en voorkennis van God uitgelewer is,* deur die hande van
wettelose mense gekruisig en doodgemaak.* 24 God het Hom egter
opgewek* en van die lyding van die dood[j] bevry, omdat dit
onmoontlik was dat Hy deur die dood vasgehou word. 25 Dawid sê
immers oor Hom:

“ ‘Ek het die Here gedurig voor my gesien,
want Hy is aan my regterkant,[k]
sodat ek nie wankel nie.
26 Daarom juig my hart
en jubel my tong,
ja, ook my liggaam sal in hoop voortleef,
27 want U sal my •siel nie aan *Hades*[l] oorlaat,
en u Heilige nie ontbinding laat beleef nie.*
28 U het vir my die paaie na die lewe bekend gemaak,
deur u teenwoordigheid
sal U my met blydskap vervul.’[m]

29 “Broers, wat die stamvader Dawid betref, kan ek vir julle met
sekerheid sê dat hy gesterf het en begrawe is,* en sy graf is tot vandag
toe by ons. 30 Omdat hy 'n profeet was en geweet het dat ‘God met 'n
eed aan hom beloof het om iemand uit sy nageslag op sy troon te
plaas,’[n] 31 het hy, in vooruitskouing oor die opstanding van die
Christus[o] gesê dat

“ ‘Hy nie aan *Hades* oorgelaat sou word
of dat sy liggaam ontbinding sou beleef nie.’[p]

32 “God het hierdie Jesus laat opstaan — daarvan is ons almal
getuies.* 33 Nadat Hy tot aan die regterhand[q] van God verhoog is* en
die belofte van die Heilige Gees van die Vader ontvang het,* het Hy
die Gees uitgestort, en dit is wat julle sien en hoor. 34 Dawid het
immers nie na die hemele[r] opgevaar nie, maar sê self:

“ ‘Die Here het vir my Here gesê:

Sit aan my regterhand,
35 totdat Ek u vyande
'n voetbank vir u voetes[s] gemaak het.'[t]

36 *"Laat die hele huis van Israel dan vir seker weet dat God Hom Here
en Christus gemaak het — hierdie Jesus wat julle gekruisig het."
37 Toe hulle dit hoor, is hulle diep in die hart getref en het vir
•Petrus en die ander •apostels gevra: "Wat moet ons doen,* broers?" 38
Petrus antwoord hulle: "Bekeer julle, en laat elkeen van julle in die
Naam van Jesus Christus tot vergewing van julle sondes gedoop
word,* en julle sal die gawe van die Heilige Gees ontvang. 39 Want die
belofte geld vir julle, en ook vir julle kinders, en vir almal daar ver,*
almal wat die Here ons God na Hom toe roep.*" 40 Met nog baie ander
woorde het hy getuig en hulle aangespoor: "Laat julle uit hierdie
korrupte geslag* red." 41 *Diegene wat sy boodskap aangeneem het, is
gedoop en op daardie dag is ongeveer drieduisend mense toegevoeg.

**Die eerste gemeente**

42 Hulle het bly volhard in die onderrig van die •apostels, die
onderlinge verbondenheid, die breek van die brood* en in gebed. 43
Almal is met ontsag vervul* en baie wonders en tekens het deur die
apostels plaasgevind.* 44 *Al die gelowiges was bymekaar en het alles
gemeenskaplik besit. 45 *Hulle het hulle eiendom en besittings verkoop
en aan almal uitgedeel volgens elkeen se behoefte. 46 Saam het hulle
volhard om die tempel daagliks te besoek,* aan huis die brood te
breek* en hulle maaltye met blydskap en met opregte harte te geniet.
47 Hulle het God bly prys en die hele volk was hulle goedgesind. En
die Here het daagliks verlostes by hulle getal gevoeg.*

### Genesing van die verlamde

**3** 1 Op die negende uur,[u] die uur van gebed,* was •Petrus en
Johannes na die tempel op pad. 2 'n Man, verlam van sy geboorte af,*
is daarheen gedra. Hulle het hom elke dag neergesit by die
tempelpoort bekend as die Mooi Poort om van die mense wat die
tempel binnegaan om 'n aalmoes te vra. 3 Toe hy sien dat Petrus en
Johannes op die punt was om die tempel binne te gaan, het hy 'n
aalmoes gevra. 4 Petrus, vergesel van Johannes, het stip na hom
gekyk* en gesê: “Kyk na ons!” 5 Hy het toe na hulle gekyk in die
verwagting om iets van hulle te ontvang. 6 Maar Petrus het gesê:
“Silwer en goud het ek nie, maar wat ek het, dit gee ek vir jou: In die
Naam van Jesus Christus[v] van Nasaret, staan op en loop!*” 7 Hy het
hom aan sy regterhand gegryp en opgehelp. Onmiddellik het sy voete
en enkels sterk geword. 8 Hy het opgespring, regop bly staan,
rondgestap* en toe saam met hulle die tempel binnegegaan,* terwyl hy
loop en spring en God prys. 9 Die hele volk het gesien hoe hy God loop
en prys. 10 Hulle het hom herken as die een wat vir 'n aalmoes by die
tempel se Mooi Poort gesit het,* en hulle was vol verwondering en
verbasing oor wat met hom gebeur het.

### Petrus se toespraak by die tempel

11 Terwyl die man aan •Petrus en Johannes bly vashou, het die hele
volk stomgeslaan om hulle saamgedrom in die pilaargang, wat bekend
was as die Pilaargang van Salomo.* 12 Toe Petrus dit sien, het hy die
volk toegespreek: “Israeliete, waarom is julle hieroor verwonderd?
Waarom staar julle ons aan asof ons hom deur ons eie krag of
vroomheid laat loop het? 13 Die God van Abraham en die God van Isak
en die God van Jakob, die God van ons vaders,* het sy Dienskneg
Jesus verheerlik,[w] Hom wat julle oorgelewer en verloën het voor
•Pilatus, al het hy beslis om Hom vry te laat.* 14 *Julle, egter, het die
Heilige en Regverdige[x] verloën en geëis dat 'n moordenaar vir julle
begenadig word; 15 maar julle het die Leidsman tot die lewe
doodgemaak. God het Hom uit die dood opgewek;* daarvan is ons
getuies.* 16 Dit was op grond van geloof in die Naam van Jesus dat sy
Naam hierdie man wat julle sien en ken, sterk gemaak het. En die
geloof wat deur Jesus kom, het in julle almal se teenwoordigheid
hierdie volkome genesing aan hom gegee. 17 *En nou, broers, ek weet
dat julle uit onkunde opgetree het, soos ook julle leiers, 18 *maar op
hierdie manier het God in vervulling laat gaan wat Hy vroeër by
monde van al sy profete aangekondig het, naamlik dat sy Christus[y]
sou ly. 19 *Bekeer julle en draai terug, sodat julle sondes uitgewis kan

word, 20 en dat deur die teenwoordigheid van die Here tye van
verkwikking kan aanbreek en Hy die Christus wat vir julle aangewys
is, kan stuur, naamlik Jesus. 21 Die hemel moet Hom verwelkom tot op
die tyd van die herstel van alle dinge, waarvan God lank gelede by
monde van sy heilige profete gepraat het. 22 Moses het immers gesê,
‘Die Here julle God sal vir julle net so 'n profeet soos ek uit julle broers
laat opstaan. Na Hom moet julle luister, na alles wat Hy vir julle sê.[z]
23 *Elkeen wat nie na daardie profeet luister nie, sal onder die volk
uitgedelg word.’ 24 *Ook al die profete wat sedert Samuel en sy
opvolgers geprofeteer het, het hierdie dae aangekondig. 25 Julle is
kinders van die profete en van die verbond wat God met julle vaders
gesluit het toe Hy vir Abraham gesê het, ‘In jou nageslag sal al die
nasies van die aarde geseën word.’* 26 God het, nadat Hy sy Dienskneg
Jesus laat opstaan het, Hom heel eerste na julle gestuur* om julle te
seën, deurdat Hy elkeen van julle sal laat wegdraai van julle
booshede.”

### Petrus en Johannes voor die Raad

**4** 1 Terwyl hulle nog besig was om die volk toe te spreek, het die
priesters en die bevelvoerder van die tempelwag[*] en die •Sadduseërs
op hulle afgekom, 2 hewig ontsteld omdat hulle die volk onderrig en
in Jesus die opstanding uit die dood verkondig.[**] 3 Hulle het hulle toe
gevange geneem en onder bewaking geplaas[*] tot die volgende môre,
omdat dit reeds aand was.[*] 4 [*]Baie van die mense wat die toespraak
gehoor het, het egter tot geloof gekom sodat die getal manne tot
ongeveer vyfduisend aangegroei het.
5 Die volgende dag het hulle leiers en familiehoofde en skrifkenners
in Jerusalem bymekaar gekom — 6 ook Annas,[a] die hoëpriester, en
Kajafas en Johannes en Aleksander en almal wat tot die
hoëpriesterlike familie behoort het. 7 Hulle het •Petrus en Johannes in
die middel laat staan en vir hulle gevra: "Deur watter krag of deur
watter naam het julle dit gedoen?"[*] 8 Toe het Petrus, vervul met die
Heilige Gees,[*] vir hulle gesê:[*] "Leiers van die volk en familiehoofde, 9
as ons vandag verhoor word oor 'n goeie daad aan 'n siek man
waardeur hy gesond geword het, 10 moet julle almal en die hele volk
van Israel weet dat dit deur die Naam van Jesus Christus[b] van
Nasaret,[*] wat julle gekruisig het,[*] maar wat God uit die dood opgewek
het,[*] dat dit deur Hóm is dat hierdie man gesond voor julle staan. 11
Hy is:

> " 'die klip wat deur julle, die bouers, geminag is,
> en hoeksteen geword het.'[c]

12 "Daar is ook deur niemand anders verlossing nie, en daar is geen
ander naam onder die hemel aan mense gegee waardeur ons verlos
kan word nie.[*]" 13 Toe hulle Petrus en Johannes se vrymoedigheid
sien en besef dat hulle ongeleerd en leke is, was hulle verbaas en het
hulle hulle herken as mense wat saam met Jesus was. 14 Maar omdat
hulle die man wat gesond gemaak is, by hulle sien staan het, kon hulle
niks daarteen sê nie. 15 [*]Hulle het hulle toe beveel om die raadsaal[d] te
verlaat, en met mekaar beraadslaag: 16 "Wat gaan ons met hierdie
mense doen? Dit is immers vir al die inwoners van Jerusalem duidelik
dat 'n onmiskenbare teken deur hulle toedoen plaasgevind het.[*] Ons
kan dit nie ontken nie. 17 [*]Maar om te verhoed dat dit verder onder
die volk versprei, laat ons hulle dreig, sodat hulle nie meer met enige
mens in hierdie Naam praat nie." 18 Hulle het hulle toe teruggeroep en
hulle beveel om hoegenaamd nie meer in die Naam van Jesus te praat
of onderrig te gee nie. 19 [*]Petrus en Johannes het hulle egter

plantmateriaal gemaak was en met 'n leer of kliptrap bereik kon word.

* **10:11-20** Hand 11:5-12

* **10:14 want ek ... geëet nie:** Lev 11:1-47; Eseg 4:14

* **10:15 Wat ... beskou nie:** Mark 7:15,19

* **10:18 Simon ... Petrus:** Matt 10:2; Mark 3:16; Luk 6:14; Joh 1:42; Hand 10:5,32; 11:13

* **10:19 sê ... hom:** Hand 11:12; 13:2

* **10:22** Hand 10:1-2,5

**s 10:22 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

**t 10:22 regverdige:** Dit is iemand wie se saak reg is voor God.

**u 10:22 godvresende:** Die "godvresendes" was persone uit die heidendom wat in die God van Israel geglo het, maar nog nie die noodsaaklikheid van die besnydenis en sommige ander Joodse gebruike en wette aanvaar het nie. Hulle het wel eredienste in die •sinagoge bygewoon.

* **10:22 iemand ... gelewer het:** Luk 7:5

* **10:23 sommige ... vergesel:** Hand 10:45; 11:12

* **10:25-26 voor sy ... mens:** Hand 14:13-15; Op 19:10

* **10:28 God ... beskou nie:** Hand 10:15; 11:9

* **10:30-33** Hand 10:1-8

**v 10:30 negende uur:** Volgens Westerse tydsbepaling 15:00; •Tydsindeling

* **10:30 besig ... bid:** Hand 3:1

* **10:30 staan ... my:** Luk 24:4; Hand 1:10

* **10:32 Simon ... Petrus:** Matt 10:2; Mark 3:16; Luk 6:14; Joh 1:42; Hand 10:18; 11:13

* **10:32 Hy ... see:** Hand 9:43; 10:6

**w 10:34 begin praat:** Letterlik 'sy mond oopgemaak', 'n uitdrukking om die begin van 'n belangrike uitspraak aan te dui.

* **10:34 God ... beoordeel nie:** Deut 10:17; 2 Kron 19:7; Rom 2:11; Gal 2:6; Ef 6:9; Kol 3:25; 1 Pet 1:17

* **10:35** Joh 9:31

* **10:36 Dít is … gestuur het:** Ps 107:20; 147:18

x **10:36 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **10:36 evangelie … verkondig het:** Jes 52:7; Nah 1:15

* **10:36 deur Jesus … mense:** Op 17:14; 19:16

* **10:37** Matt 4:12,17; Mark 1:14

y **10:38 God … gesalf het:** Toespeling op Jes 61:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Luk 4:18.

* **10:38 God met … was:** Joh 3:2

* **10:39 aan … hang:** Deut 21:22

* **10:40-41 beskik dat … aan ons:** Joh 14:19,22

* **10:41 aan ons … opgestaan het:** Luk 24:30,42; Joh 21:12-13; Hand 1:4

* **10:42 Hy is wat … dooies:** Hand 17:31; Rom 14:9; 2 Tim 4:1; 1 Pet 4:5

z **10:43** Toespeling op Jes 33:24; 53:5-6; Jer 31:34; Dan 9:24 as heenwysing na Jesus Christus.

* **10:44** Hand 11:15; 15:8

a **10:45 gelowiges … besnydenis:** Dws die Joodse Christene.

* **10:46 Hulle het … loof:** Mark 16:17; Hand 2:4,11; 19:6

* **10:47** Hand 8:36

* **10:48 En hy … gedoop word:** Hand 19:5

* **10:48 Toe … bly:** Joh 4:40

b **11:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **11:3 Jy … geëet:** Hand 10:28; Gal 2:12

* **11:5-12 Ek was in … hulle moes gaan:** Hand 10:9-20

* **11:12 Hierdie ses … gegaan:** Hand 10:23,45

* **11:14 Hy … meedeel:** Hand 10:22

* **11:14 jy verlos … huis:** Hand 16:31

* **11:15** Hand 10:44

* **11:15 het die Heilige ... op ons:** Hand 2:4

* **11:16** Hand 1:5

**c 11:17 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **11:18 So ... geskenk:** Hand 13:48; 14:27

* **11:19** Hand 8:1-4

**d 11:20 Helleniste:** 'n Jood wat aspekte van die Griekse kultuur aangeneem en Grieks gepraat het.

* **11:20 het hulle ook ... verkondig:** Joh 7:35

* **11:21 'n groot ... gekeer:** Hand 2:41; 4:4; 5:14; 6:7; 11:24; 21:20

* **11:23 het almal ... bly:** Hand 13:43; 14:22

* **11:24 Hy ... Gees:** Hand 6:5

* **11:24 'n aansienlike ... bygevoeg:** Hand 2:41; 4:4; 5:14; 6:7; 11:21; 21:20

* **11:25 Hierna ... soek:** Hand 9:30

* **11:27 profete ... gekom:** Hand 13:1; 15:32

* **11:28 een ... Agabus:** Hand 21:10

**e 11:28 Claudius:** 'n Romeinse keiser wat van 41-54 nC regeer het.

**f 11:29 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **11:30** Hand 12:25

**g 12:1 Herodes:** •Herodes Agrippa I, die kleinseun van koning •Herodes die Grote. Hy het van 37 nC af oor Galilea en omstreke regeer en van 41 nC tot sy dood in 44 nC ook oor Samaria en Judea.

**h 12:3 Fees ... Brood:** 'n Fees wat begin het met die •Pasga en wat sewe dae lank aangehou het, van 14 tot 21 •*Nisan*. In daardie sewe dae moes die Israeliete brood eet wat nie suurdeeg in het nie; •Feeste.

* **12:4 Nadat ... laat gooi:** Hand 4:3

**i 12:4 Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **12:5 maar van … opgegaan:** Jak 5:16

**j 12:6 Herodes:** •Herodes Agrippa I, die kleinseun van koning •Herodes die Grote. Hy het van 37 nC af oor Galilea en omstreke regeer en van 41 nC tot sy dood in 44 nC ook oor Samaria en Judea.

* **12:6 voor die … bewaak:** Hand 5:23

* **12:10** Hand 5:19

* **12:12 Johannes … Markus:** Hand 12:25; 15:37

* **12:15 Hulle het … mal:** Hand 26:24

* **12:15 Dit is sy engel:** Matt 18:10

* **12:17 Maar … bly:** Hand 13:16; 19:33; 21:40

**k 12:17 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **12:18-19 was daar … gekry nie:** Hand 5:22-24

**l 12:20 Herodes:** •Herodes Agrippa I, die kleinseun van koning •Herodes die Grote. Hy het van 37 nC af oor Galilea en omstreke regeer en van 41 nC tot sy dood in 44 nC ook oor Samaria en Judea.

**m 12:20 kamerheer … koning:** Dit was 'n belangrike amptenaar aan die koninklike hof. Indien hy in die harem van die koning moes werk, was hy gewoonlik 'n ontmande persoon; vgl Gen 37:36.

* **12:20 omdat hulle … was:** 1 Kon 5:11; Eseg 27:17

* **12:22** Eseg 28:2

* **12:23 het 'n engel … gegee het nie:** Dan 5:20

* **12:24** Hand 6:7; 19:20

* **12:25 Barnabas … voltooi het:** Hand 11:29-30

* **12:25 Johannes … Markus:** Hand 12:12; 15:37

* **13:1 In … profete:** Hand 11:27; 15:32

**n 13:1 Simeon … *Niger:*** *Niger* is 'n bynaam uit die Latyn wat ‘swart’ of ‘donker’ beteken.

**o 13:1 Herodes:** Herodes Antipas, een van die seuns van •Herodes die Grote. Nadat sy pa gesterf het, het hy oor Galilea en Perea regeer van 4 vC tot 39 nC.

**p 13:1 *tetrarg:*** Die ampstitel van iemand wat oor die kwart van 'n voorheen groter gebied regeer het. In 'n later stadium kon dit egter bloot dui op 'n heerser oor 'n relatief klein gebied; •Romeinse ampsdraers.

* **13:2 Sonder … geroep het:** Hand 9:15; Gal 1:15-16

* **13:3 Toe … opgelê:** Hand 6:6; 14:23

* **13:4 weggevaar na Siprus:** Hand 15:39

**q 13:5 Johannes:** Dit is Johannes Markus.

* **13:5 Hulle het … gehad:** Hand 12:25; 13:13; 15:39

**r 13:7 prokonsul:** Die amptenaar wat namens die Senaat in beheer was van 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **13:8** 2 Tim 3:8

**s 13:8 sy naam:** Dit is 'Barjesus'.

* **13:10 reguit … Here:** Hos 14:9

* **13:10 reguit paaie … verdraai nie:** Spr 10:9

* **13:11** Hand 9:8; 22:11

* **13:13 Daar … teruggekeer:** Hand 13:5; 15:38

* **13:15 voorlesing … Wet:** Hand 15:21

**t 13:15 Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **13:16 met … beduie:** Hand 12:17; 19:33; 21:40

**u 13:16 godvresendes:** Persone uit die heidendom wat in die God van Israel geglo het, maar nog nie die noodsaaklikheid van die besnydenis en sommige ander Joodse gebruike en wette aanvaar het nie. Hulle het wel eredienste in die •sinagoge bygewoon.

* **13:16 Israeliete en godvresendes:** Hand 13:26

**v 13:17 uitgestrekte arm:** Letterlik 'hoë arm'. Dit is 'n Semitiese idioom wat 'groot krag' aandui.

* **13:17 met 'n … uitgelei:** Eks 6:1,6; 12:51

* **13:18** Eks 16:35; Num 14:34

**w 13:18 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **13:19** Deut 7:1

* **13:19 hulle land … gegee:** Jos 14:1

* **13:20 daarna … gegee:** Rig 2:16

* **13:20 tot … Samuel:** 1 Sam 3:20

* **13:21 Hierna … koning:** 1 Sam 16:12-13

* **13:21 God … gegee:** 1 Sam 10:20-21,24; 11:15

* **13:22 Nadat … verwyder het:** 1 Sam 13:14

* **13:22 het Hy … gemaak:** 1 Sam 16:12-13

* **13:22 man … hart:** 1 Sam 13:14

* **13:22 In Dawid … gevind:** Ps 89:21

* **13:22 wat al … uitvoer:** Jes 44:28

**x 13:23** Toespeling op 2 Sam 7:12; Jes 11:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **13:24** Matt 3:1-2,5; Mark 1:4-5; Luk 3:3

* **13:25 Wie … Hy nie:** Joh 1:20

* **13:25 ná my … maak nie:** Matt 3:11; Mark 1:7; Luk 3:16; Joh 1:27

**y 13:26 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **13:26 Broers … julle:** Hand 13:16

* **13:27** Hand 3:17

**z 13:28 doodstraf:** Letterlik 'dood'.

* **13:28 Alhoewel … vind nie:** Matt 26:60; Mark 14:55-56,59; 15:14; Luk 23:4,14-15,22; Joh 18:38; 19:4,6

* **13:28 het hulle … tereggestel word:** Matt 27:22-23; Mark 15:13-14; Luk 23:21,23; Joh 19:6-7,15

* **13:29 het hulle … neergelê:** Deut 21:22-23; Matt 27:59-60; Mark 15:46; Luk 23:53; Joh 19:38,41-42

* **13:30** Hand 2:24,32; 3:15; 4:10; 5:30; 10:40; 17:31

* **13:31 Oor … gereis het:** Hand 1:3

* **13:31 wat nou … getuies:** Luk 24:48; Hand 1:8; 2:32; 3:15; 5:32; 10:39,41

* **13:32-33 ons verkondig … opstaan het:** Hand 13:23

**a 13:33 Jy is … verwek:** Aanhaling uit Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 1:5; 5:5.

**b 13:34 Ek … gee:** Aanhaling uit Jes 55:3 LXX as heenwysing na Jesus Christus.

**c 13:35 U … beleef nie:** Aanhaling uit Ps 16:10 LXX as heenwysing na Jesus Christus.

* **13:36 Want … begrawe:** 1 Kon 2:10; Hand 2:29; **is by … begrawe:** Rig 2:10

* **13:38-39 deur hierdie … verkondig word:** Hand 10:43

**d 13:38-39 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

* **13:38-39 dat elkeen … geregverdig word:** Rom 4:25; 6:7; 10:4

* **13:38-39 van alles … kon word nie:** Heb 9:9

* **13:41** Hab 1:5 LXX

**e 13:43 proseliete:** Anders as 'n •godvresende was 'n proseliet 'n nie-Jood wat ten volle tot die Jodedom oorgegaan het.

* **13:43 hulle oortuig … leef:** Hand 11:23; 14:22

* **13:45** Hand 14:2

* **13:46 Die woord … word:** Hand 3:26; Rom 1:16

* **13:46 aangesien … ag nie:** Luk 7:30

* **13:46 aangesien … heidene:** Hand 18:6

**f 13:47 Ek … aarde:** Aanhaling uit Jes 42:6; 49:6 as heenwysing ook na Paulus en Barnabas.

* **13:48** Hand 11:18

* **13:50 vroue … leiers:** Hand 17:4,12

**g 13:51 stof … afgeskud:** Dit was 'n teken dat mense niks verder met ander te doen wou hê nie; vgl Matt 10:14; Mark 6:11; Luk 9:5; 10:11; Hand 18:6.

**h 13:52 dissipels:** Dit verwys hier nie na die twaalf dissipels wat Jesus gevolg het nie, maar na mense wat tot die geloof gekom het deur Paulus se bediening.

* **14:2** Hand 13:45

* **14:3 Here … gebeur:** Mark 16:20; Hand 19:11; Heb 2:4

* **14:5 van die heidene … stenig:** Hand 14:19; 2 Tim 3:11

* **14:6** Matt 10:23

* **14:8 Hy was … verlam:** Joh 9:1; Hand 3:2

* **14:9 toe hy … te word:** Matt 9:28

* **14:11 Die gode … afgedaal:** Hand 28:6

* **14:15 Ons is … soos julle:** Hand 10:26; Jak 5:17

* **14:15 lewende God … gemaak het:** Eks 20:11; Ps 146:6

* **14:16** Hand 17:30

* **14:19 Maar … omgepraat:** Hand 17:13

* **14:19 Hulle … gestenig:** 2 Kor 11:25; 2 Tim 3:11

* **14:22** 1 Tim 3:3

* **14:22 Hulle het … versterk:** Hand 15:32; 18:23

* **14:22 hulle aangemoedig … volhard:** Hand 11:23; 13:43

* **14:23 nadat hulle … gevas het:** Hand 13:3

**i 14:26 Antiogië:** Dit is die Antiogië wat in Sirië geleë is.

* **14:26 na Antiogië … voltooi het:** Hand 13:1-2; 15:40

* **14:27 Met … gedoen het:** Hand 15:4,12

* **14:27 Hy vir … oopgemaak het:** Hand 11:18; 13:47-48

* **15:1** Gal 5:2

* **15:1 As … Moses nie:** Lev 12:3

* **15:2 het hulle … opgaan:** Hand 11:30; Gal 2:1

**j 15:3 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **15:4** Hand 14:27; 15:12

* **15:7-8 het Petrus … geskenk het:** Hand 2:4; 10:44; 11:15

* **15:9 Hy het geen … hulle nie:** Hand 10:34-35

* **15:10 deur 'n juk … plaas:** Hand 15:19; Gal 5:1

* **15:11** Gal 2:16; Ef 2:5-8

* **15:12 na Barnabas … gedoen het:** Hand 14:27; 15:4

* **15:14** Hand 15:7-9

**k 15:14 Simeon:** Dit is Petrus.

* **15:14 God … verkry:** Luk 1:68

* **15:16-17** Am 9:11-12

* **15:18 wat van … bekend is:** Jes 45:21

* **15:19** Hand 15:10

* **15:20 van bloed:** Gen 9:4; Lev 3:17; 17:10-14

* **15:21** Hand 13:15

* **15:24 sommige … ontstel:** Hand 15:1

**l 15:26 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **15:28 geen … lê nie:** Matt 23:4

* **15:29 bloed:** Gen 9:4; Lev 3:17; 17:10-14

* **15:32 Judas … profete was:** Hand 11:27; 13:1

* **15:32 het die … versterk:** Hand 14:22; 18:23

**m 15:33 afgevaardig het:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna **34** "Maar Silas het besluit om daar te bly." Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

**n 15:36 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **15:37 Johannes … Markus:** Hand 12:12,25

* **15:38 die man … het nie:** Hand 13:13; Kol 4:10

* **15:39 Barnabas … gevaar:** Hand 4:36; 13:4

* **15:40 nadat … opgedra is:** Hand 14:26

* **16:1 Paulus … gegaan:** Hand 1:6

* **16:1 Timotheus … vrou:** 2 Tim 1:5

* **16:2** Fil 2:20,27

**o 16:2 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **16:3 hom laat … gewoon het:** Gal 2:3-5

**p 16:3 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

* **16:4 die voorskrifte … besluit het:** Hand 15:23-29

* **16:5** Hand 2:42; 5:14; 6:7

**q 16:6 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

**r 16:9 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**s 16:12 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**t 16:14 wat … vereer het:** Dit was iemand uit die heidendom wat in die God van Israel geglo het, maar nog nie die noodsaaklikheid van die besnydenis en sommige ander Joodse gebruike en wette aanvaar het nie. So 'n persoon het wel eredienste in die •sinagoge bygewoon.

* **16:15 Nadat sy … gedoop is:** Hand 16:33; 18:8

* **16:16 wat met … ingebring het:** Hand 19:24

* **16:17 Hierdie … Allerhoogste:** Mark 1:24,34; Luk 4:34,41

**u 16:18 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **16:18 Paulus … te gaan:** Mark 16:17; Hand 19:13

* **16:20 stook … stad:** 1 Kon 18:17

* **16:22-23** Fil 1:30; 1 Thess 2:2

* **16:22 beveel … moet word:** 2 Kor 11:25

* **16:27** Hand 12:18-19

* **16:30 Menere … word:** Hand 2:37

* **16:33 Hy en … gedoop:** Hand 16:15

* **16:37 Hulle het … burgers is:** Hand 22:25

* **16:39** Matt 8:34

**v 16:40 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **17:1-9** 1 Thess 2:1-2

* **17:2 Soos … gegaan:** Luk 4:16; Hand 9:20; 17:10,17

**w 17:3 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken

‘Gesalfde’.

* **17:3 die Christus … ly:** Luk 24:26; Hand 3:18

* **17:3 die Christus … opstaan:** Luk 24:46

* **17:3 Hierdie … verkondig:** Hand 9:22; 18:5,28

**x 17:4 wat … vereer:** Dit was persone uit die heidendom wat in die God van Israel geglo het, maar nog nie die noodsaaklikheid van die besnydenis en sommige ander Joodse gebruike en wette aanvaar het nie. Hulle het wel eredienste in die •sinagoge bygewoon.

* **17:4 so ook … nie:** Hand 13:50; 17:12

* **17:5-6** 1 Thess 2:14

* **17:6 Die mense … aangekom:** Hand 16:20

* **17:7 Hulle tree … op:** Luk 23:2

* **17:7 deur te … Jesus:** Joh 19:2

* **17:11 die Skrifte … so is:** Joh 5:39

* **17:12 ook nie … geword:** Hand 13:50; 17:4

* **17:13** Hand 14:19

* **17:17 Hy … geredeneer:** Hand 18:19

**y 17:19 •Areopagus:** 'n Klein rotskoppie naby die •Akropolis waar die stadsvaders van Athene elke dag vergader het. Hier dui dit op die Raad wat daar vergader het.

* **17:24 Die God … aarde:** Ps 146:6; Jes 42:5

* **17:24 Hy wat Here … aarde:** Matt 11:25

* **17:24 woon nie … is nie:** 1 Kon 8:27; Hand 7:48

* **17:25 Hy word … het nie:** Ps 50:12

* **17:25 dit is Hy … gee:** Jes 42:5

* **17:26 die grense … woongebied:** Deut 32:8

* **17:27 sodat hulle … vind:** Jes 55:6

* **17:27 Hy is … af nie:** Ps 145:18; Jer 23:23

**z 17:28 Ons … geslag:** Die aanhaling kom uit 'n gedig van die digter Aratus (310-245 vC), *Phaenomena* 5.

* **17:29 Aangesien … geslag is:** Gen 1:27

* **17:29 moet … mens:** Jes 40:18-20; 44:10-17; Hand 19:26

* **17:30 God … oorgesien:** Hand 14:16; 17:23

* **17:31 Hy die … oordeel:** Ps 9:9; 96:13; 98:9

* **17:31 Hy die … aangewys het:** Hand 10:42

* **18:2 'n Jood … Italië:** Rom 16:3

**a 18:2 Claudius:** Die Romeinse keiser wat van 41 tot 54 nC regeer het.

* **18:3 want hulle … gewerk:** Hand 20:34; 1 Kor 4:12

**b 18:5 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **18:5 En toe … aangekom het:** Hand 17:14-15

**c 18:5 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

* **18:5 teenoor … Christus is:** Hand 9:22; 17:3; 18:28

* **18:6** Hand 13:45-46

**d 18:6 stof … afgeskud:** Dit was 'n teken dat mense niks verder met ander te doen wou hê nie; vgl Matt 10:14; Mark 6:11; Luk 9:5; 10:10-11; Hand 13:51.

* **18:6 Julle … daaraan:** Hand 20:26

**e 18:7 wat … vereer:** Dit was iemand uit die heidendom wat in die God van Israel geglo het, maar nog nie die noodsaaklikheid van die besnydenis en sommige ander Joodse gebruike en wette aanvaar het nie. So iemand het in 'n los verband tot die Jodedom gestaan.

* **18:8** 1 Kor 1:14

* **18:8 het saam … gekom:** Hand 16:15,33

* **18:9-10 Die Here … doen nie:** 1 Kor 9:23; **Moenie … doen nie:** Jes 41:10; 43:5; Jer 1:8

**f 18:12 prokonsul:** Die amptenaar wat namens die Senaat in beheer was van 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**g 18:12 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

**h 18:14 begin praat:** Letterlik ‘sy mond wou oopmaak’, 'n uitdrukking om die begin van 'n belangrike uitspraak aan te dui.

* **18:15** Joh 18:31

* **18:14-15 Gallio … wees nie:** Hand 23:29; 25:18-19

**i 18:18 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**j 18:18 Kenchreë:** Die oostelike hawe van Korinthe.

* **18:18 In Kenchreë … afgelê het:** Num 6:18; Hand 21:24

* **18:19 Self … geredeneer:** Hand 17:17

* **18:21 Ek … kom:** Rom 1:10; 1 Kor 4:19

**k 18:25 Weg … Here:** Die uitdrukking 'die Weg' is aan Jes 55:7 ontleen, maar dui in *Handelinge* op die Christene se leer en lewe; vgl Joh 14:6; Hand 9:2.

* **18:25 geesdriftig:** Rom 12:11

* **18:25 alhoewel … geken het:** Hand 19:3; Luk 7:29

* **18:26 Hy … preek:** Hand 19:8

**l 18:27 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **18:27 Toe … ontvang:** 2 Kor 3:1

* **18:28** Hand 9:22; 17:3

**m 18:28 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **19:2 Het julle … geword het:** Hand 2:38

* **19:2 ons het … is nie:** Joh 7:39; Hand 8:16

* **19:3 doop … Johannes:** Luk 7:29

* **19:4 Johannes … kom:** Matt 3:11; Mark 1:4,7-8

* **19:6 Paulus … opgelê:** Hand 8:17; 10:44

* **19:6 hulle het in … geprofeteer:** Hand 10:46

* **19:8 Paulus … gepreek:** Hand 18:26

**n 19:9 Weg:** Die uitdrukking is aan Jes 55:7 ontleen, maar dui in *Handelinge* op die Christene se leer en lewe; vgl Joh 14:6; Hand 18:25.

* **19:9 het hy … afgesonder:** 2 Kor 6:17

**o 19:10 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **19:11** Hand 14:3

* **19:12** Hand 5:15-16

* **19:13 Sommige … geeste:** Mark 9:38; Luk 9:49

* **19:15 Maar … ek:** Mark 1:24; Luk 4:34,41

* **19:17 ontsag … oorval:** Hand 5:5,11

**p 19:19 silwerstukke:** Een silwer geldstuk of *denarius* was ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd; •Munte.

* **19:20** Hand 6:7; 12:24

**q 19:21 het … voorgeneem:** Idiomatiese uitdrukking 'in die gees besluit'. Dit kan letterlik vertaal word "het Paulus deur die Gees besluit".

**r 19:21 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**s 19:21 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **19:21 Nadat … sien:** Hand 23:11; Rom 1:13

**t 19:22 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met die eilande in die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **19:23** 2 Kor 1:8

**u 19:23 Weg:** Die uitdrukking is aan Jes 55:7 ontleen, maar dui in *Handelinge* op die Christene se leer en lewe; vgl Joh 14:6; Hand 18:25.

* **19:24 het 'n inkomste … verskaf:** Hand 16:16

**v 19:26 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **19:26 deur te sê … is nie:** Hand 17:29

* **19:33 met … beduie:** Hand 12:17; 13:16; 21:40

**w 19:37 tempelrowers:** Tempels is dikwels beroof met die oog op die kosbaarhede (goud, juwele, ens) daarin.

**x 19:38 prokonsuls:** Die amptenaar wat namens die senaat in beheer was van 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**y 20:1 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**z 20:4 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

**a 20:6 Fees … Brood:** 'n Fees wat begin het met die •Pasga en wat sewe dae lank aangehou het, van 14 tot 21 •*Nisan*. In daardie sewe dae moes die Israeliete brood eet wat nie suurdeeg in het nie; •Feeste.

**b 20:7 eerste … week:** Letterlik 'op die eerste van die Sabbatte', dws Sondag; vgl Joh 20:1,19.

* **20:7 ons … breek:** Hand 2:42,46

**c 20:9 derde verdieping:** Volgens ons konvensie "tweede verdieping".

* **20:10** 1 Kon 17:21

**d 20:16 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **20:17** Hand 18:21

* **20:18 dat ek … julle was:** Hand 18:19; 19:10

* **20:22 gaan ek … Jerusalem:** Hand 19:21

* **20:23** Hand 21:4,11

* **20:23 swaarkry … wag:** Hand 9:16

* **20:24** Hand 21:13

* **20:24 solank ek … voltooi:** 2 Tim 4:7

* **20:26 onskuldig … bloed:** Hand 18:6

* **20:28 Pas … God:** 1 Pet 5:2

* **20:28 die gemeente … verwerf het:** Ps 74:2

* **20:29 wrede wolwe:** Matt 7:15; Joh 10:12

* **20:30 uit julle … verkondig:** 1 Joh 2:19

* **20:31** Hand 19:10

* **20:31 nie opgehou … waarsku nie:** 1 Thess 2:11

* **20:32 onder almal … te gee:** Deut 33:3-4; Hand 26:18

* **20:33** 1 Sam 12:3; 1 Kor 9:11

* **20:34** Hand 18:3; 1 Kor 4:12; 1 Thess 2:9

* **20:35** **Dit is … ontvang:** Matt 10:8

* **20:36** Hand 21:5

* **20:37** **Paulus … gesoen:** Hand 21:5; Rom 16:16; 1 Pet 5:14

* **20:38** **oor die … sien nie:** Hand 20:25

* **21:4** **Hulle … gaan nie:** Hand 20:23

* **21:5** **Ons het … gebid:** Hand 20:36

**e** **21:7** **broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **21:8** **evangelis Filippus:** Hand 8:40

* **21:8** **Filippus … sewe:** Hand 6:5

* **21:9** **vier … beskik het:** Joël 2:28; Hand 2:17

* **21:10** **het 'n … aangekom:** Hand 11:28

* **21:11** Joh 21:18; Hand 20:23; 21:33

* **21:12** **het ons … gaan nie:** Matt 16:22

* **21:13** **Ek … Jesus:** Hand 20:24

* **21:14** **Laat … geskied:** Matt 26:39; Mark 14:36; Luk 22:42

**f** **21:17** **broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **21:18** **het Paulus … gegaan:** Hand 15:13; Gal 1:19

* **21:19** **het hy in … gedoen het:** Hand 15:12

* **21:20** **hoeveel … wet:** Hand 15:1,5

* **21:21** Hand 15:30; 16:3; 21:28; Gal 2:3

* **21:23-24** **vier manne … laat skeer:** Num 6:5,13-18,21; Hand 18:18

* **21:25** Hand 15:19-20,28-29

* **21:26** **Paulus … binnegegaan:** 1 Kor 9:20

* **21:26 saam met … sou word:** Num 6:2-5,13-21

**g 21:27 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **21:28 Hier … gerig is:** Hand 6:13; 21:21

* **21:28 Hy het … ontheilig:** Eseg 44:7

**h 21:31 *chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

**i 21:31 kohort:** 'n Afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000, maar gewoonlik 600 man, bestaan het; •Militêre terme.

**j 21:32 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **21:33 beveel … moet word:** Hand 20:23; 21:11

* **21:36 die volksmassa … hom:** Luk 23:18; Joh 19:15; Hand 22:22

**k 21:37 *chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **21:38** Hand 5:36-37

**l 21:38 Sikariërs:** 'n Groep anti-Romeinse Joodse terroriste wat dolke *(sikaria)* gebruik het om sluipmoorde te pleeg.

**m 21:38 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **21:39 Ek … stad nie:** Hand 9:11; 22:3

* **21:40 met die … neergedaal:** Hand 12:17; 13:16; 19:33

**n 21:40 Hebreeuse dialek:** Aramees.

* **21:40 hy het hulle … toegespreek:** Hand 26:14

* **22:1 Manne … my:** Hand 7:22

**o 22:2 Hebreeuse dialek:** Volgens Hand 21:40 is Aramees 'n Hebreeuse dialek.

* **22:3 Ek … Silisië:** Hand 21:39

* **22:3 Ek is opgevoed … voorvaders:** Hand 5:34

* **22:3 Ek is net … vandag is:** Rom 10:12

* **22:4** Hand 8:3; 22:19; 26:9-11

**p 22:4 Weg:** Die uitdrukking is aan Jes 55:7 ontleen, maar dui in *Handelinge* op die Christene

se leer en lewe; vgl Joh 14:6; Hand 18:25.

* **22:6-16** Hand 9:1-19; 26:12-18

**q 22:14 Regverdige:** Dit is iemand wie se saak reg is voor God, hier verwys dit na Jesus Christus.

* **22:16 jou sondes ... aanroep:** Joël 2:32; Hand 2:21; Rom 10:13

* **22:18** Hand 9:29-30

* **22:19 ek is ... slaan het:** Hand 8:3; 22:4-5; 26:9-11

* **22:20** Hand 7:58; 8:1

* **22:21 Ek wil ... heidene:** Hand 9:15; 13:2; Gal 2:7-9

* **22:22 hulle stemme ... leef nie:** Hand 21:36

**r 22:24 *chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

**s 22:25 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **22:25 Is dit ... verhoor:** Hand 16:37; 23:27

* **22:29 die *chiliarg*... burger is:** Hand 16:38

**t 22:30 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

**u 23:1 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **23:1 ek het ... geleef:** Hand 24:16

* **23:2-3** Joh 18:22-23

* **23:3 witgekalkte muur:** Eseg 13:10-15

* **23:3 Jy sit ... geslaan word:** Lev 19:15

* **23:5 Jy ... volk nie:** Eks 22:28

* **23:6** Hand 4:2

* **23:6 ek is ... van Fariseërs:** Hand 26:5; Fil 3:5

* **23:6 Op grond ... verhoor:** Hand 24:15,21

* **23:8 Sadduseërs … geeste nie:** Matt 22:23

* **23:9 Ons … man nie:** Luk 23:4,14,22; Joh 18:38; 19:4,6; Hand 25:25

**v 23:10** ***chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **23:11 Daardie … moed:** Hand 18:9

* **23:11 Want … Rome getuig:** Hand 19:21; 27:24; 28:16,23

* **23:14-15** Hand 25:3

**w 23:15 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode.

**x 23:15** ***chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

**y 23:17** ***hekatontarge:*** *Hekatontarg* (enkelvoud), 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

**z 23:23** ***hekatontarge:*** *Hekatontarg* (enkelvoud), 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

**a 23:23 derde … nag:** Drie uur ná sonsondergang, volgens Westerse tydsbepaling 21:00; •Tydsindeling.

**b 23:24 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **23:27 Hierdie … gered het:** Hand 21:30-33

* **23:27 omdat … burger is:** Hand 22:27

* **23:28** Hand 22:30

**c 23:28 Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **23:29** Hand 18:14-15; 25:18-19

* **23:29 beskuldig … wet:** Hand 23:6

* **23:29 maar … verdien nie:** Hand 23:9; 26:31; 28:18

* **23:30 Ek het … lê:** Hand 24:5-8; 25:5

* **23:34 toe hy … Silisië is:** Hand 22:3

**d 23:35 Herodes se** ***pretorium:*** Dit was die paleis wat •Herodes die Grote in Sesarea laat bou het.

* **24:1** Hand 25:2

**e** **24:1** **prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **24:5** **Ons … veroorsaak:** Hand 17:6

* **24:5** **Nasarenersekte:** Hand 21:30

* **24:6** **Hy … ontheilig:** Hand 21:28

* **24:6** **toe het … gegryp:** Hand 21:30

**f** **24:6** **gegryp:** Ander manuskripte en ouer vertalings lui ook nog hierna “en wou hom volgens ons wet oordeel, **7** maar Lisias, die *chiliarg,* het gekom en hom met geweld uit ons hande weggeneem en **8** beveel dat sy aanklaers hulle tot u moet wend.” Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

* **24:11** **skaars … aanbid:** Hand 21:17; **opgegaan … aanbid:** Hand 8:27

**g** **24:14** **Weg:** Die uitdrukking is aan Jes 55:7 ontleen, maar dui in *Handelinge* op die Christene se leer en lewe; vgl Joh 14:6; Hand 18:25.

* **24:14** **ek die God … verwys:** Hand 24:5

**h** **24:14** **Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **24:15** Dan 12:2; Joh 5:28-29; Hand 23:6

* **24:16** Hand 23:1

* **24:17** Hand 11:29-30; Rom 15:25-26; Gal 2:10

**i** **24:19** **Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **24:18-19** **Ek was besig … Asië:** Hand 21:26-27

**j** **24:20** **Sanhedrin:** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode. Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter.

* **24:21** Hand 23:6; 24:15

**k** **24:22** **Weg:** Die uitdrukking is aan Jes 55:7 ontleen, maar dui in *Handelinge* op die Christene se leer en lewe; vgl Joh 14:6; Hand 18:25.

**l** **24:22** ***chiliarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **24:23** Hand 27:3; 28:16,30

**m 24:23 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

**n 24:24 Drusilla:** 'n Dogter van •Herodes Agrippa I en 'n suster van •Agrippa II en •Bernice.

**o 24:24 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

* **24:25 oor ... oordeel:** Joh 16:8

* **24:27 Omdat ... bewys:** Hand 25:9

* **25:2 Daar ... ingedien:** Hand 24:1; 25:15

* **25:3** Hand 23:15

* **25:5** Hand 23:30

* **25:6 Die volgende ... gehaal word:** Hand 25:17

* **25:7 baie ... ingebring:** Hand 24:5-6

* **25:7 wat hulle ... bewys nie:** Hand 24:13

**p 25:13 Agrippa:** •Agrippa II, die seun van koning •Herodes Agrippa I.

**q 25:13 Bernice:** 'n Dogter van •Herodes Agrippa I en 'n suster van •Herodes Agrippa II en •Drusilla. Sy was getroud met haar oom, maar na sy dood het sy en haar broer Agrippa II 'n lang tyd as man en vrou saamgeleef.

* **25:14 Hier ... agtergelaat is:** Hand 24:27

* **25:15 Toe ... ingedien:** Hand 25:1-2

* **25:17** Hand 25:6

* **25:18-19 Die aanklaers ... godsdiens:** Hand 18:14-15; 23:29

* **25:20 het ek ... staan:** Hand 25:9

* **25:21** Hand 25:11-12

**r 25:21 Sy Majesteit:** Dit verwys na die keiser.

* **25:22 Ek ... hoor:** Luk 23:8

* **25:23** Matt 10:18; Mark 13:9; Luk 21:12

**s 25:23 Agrippa:** •Agrippa II, die seun van koning •Herodes Agrippa I.

**t 25:23 Bernice:** 'n Dogter van •Herodes Agrippa I en 'n suster van •Herodes Agrippa II en •Drusilla. Sy was getroud met haar oom, maar na sy dood het sy en haar broer Agrippa II 'n

lang tyd as man en vrou saamgeleef.

**u 25:23** ***chiliarge:*** *Chiliarg* (enkelvoud), 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **25:24 hier is … gedoen het:** Hand 25:2,7,15

* **25:24 terwyl … leef nie:** Hand 22:22

**v 25:25 Sy Majesteit:** Dit verwys na die keiser.

**w 26:1 Agrippa:** •Agrippa II, die seun van koning •Herodes Agrippa I.

* **26:5 volgens … geleef het:** Fil 3:5-6

* **26:6** Hand 23:6; 24:15,21; 28:20

* **26:9-11** Hand 8:3; 22:4-5

**x 26:11 laster:** Dws “om hulle geloof te verloën”.

**y 26:14 Hebreeuse dialek:** Volgens Hand 21:40 is Aramees 'n Hebreeuse dialek.

* **26:16 staan regop:** Eseg 2:1

* **26:17 Ek … heidene:** 1 Kron 16:35

* **26:17 na … stuur:** Jer 1:7

**z 26:18 om … maak:** Toespeling op Jes 35:5; 42:7; 61:1 LXX as heenwysing na Paulus.

**a 26:18 sodat hulle … keer:** Toespeling op Jes 42:16 as heenwysing na Paulus.

**b 26:18 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **26:18 van die mag … God:** Ef 2:2; Kol 1:13

* **26:18 erfdeel … geheiligdes:** Deut 33:3-4; Hand 20:32

**c 26:19 Agrippa:** •Agrippa II, die seun van koning •Herodes Agrippa I.

* **26:20 eers … Damaskus:** Hand 9:19

* **26:20 deur werke … pas:** Matt 3:8

* **26:21** Hand 21:30-31

* **26:22 as wat … gebeur nie:** Luk 24:44

* **26:23** Luk 24:46-47

**d 26:23 •Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse ‘Messias’ en albei woorde beteken ‘Gesalfde’.

**e 26:23 om aan … verkondig:** Toespeling op Jes 42:6; 49:6 as heenwysing na Jesus Christus.

* **26:26** Joh 18:20

**f 26:27 Agrippa:** •Agrippa II, die seun van koning •Herodes Agrippa I.

**g 26:30 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

**h 26:30 Bernice:** 'n Dogter van •Herodes Agrippa I en 'n suster van •Herodes Agrippa II en •Drusilla. Sy was getroud met haar oom, maar ná sy dood het sy en haar broer Agrippa II 'n lang tyd as man en vrou saamgeleef.

* **26:31 Hierdie … verdien nie:** Hand 23:29

* **26:32 as hy … het nie:** Hand 25:11

* **27:1 Toe … vaar:** Hand 25:12

**i 27:1 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

**j 27:1 keiserlike kohort:** 'n Eretitel vir 'n afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000, maar gewoonlik 600 man, bestaan het; •Militêre terme.

**k 27:2 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

**l 27:2 Masedoniër:** 'n Inwoner van Masedonië, 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **27:2 Aristargus … Thessalonika:** Hand 19:29; 20:4

* **27:3 Julius … opgetree:** Hand 28:2

* **27:3 hom toegelaat … te gaan:** Hand 24:23

* **27:9-10** 2 Kor 11:26

**m 27:9 Vasdag:** Dit verwys na die Groot Versoendag. Dit was reeds Oktober, en die gevaarlike winterwinde sou spoedig begin waai.

**n 27:9 omdat … was:** Dit was aan die begin van die winter, 'n gevaarlike tyd vir skeepvaart; vgl Lev 16:29.

* **27:10** Hand 27:22

**o 27:14 Eurakilon:** Die Eurakilon was die gevreesde Noordooster wat oorkaansterkte kon bereik.

**p 27:17 Sirtis:** Die Sirtis was die naam van gevaarlike sandbanke naby die Noord-Afrikaanse kus waarop skepe maklik kon strand.

* **27:22 want daar … vergaan:** Hand 27:10,31

* **27:24 Moenie … verskyn:** Hand 23:11

* **27:26** Hand 28:1

**q 27:28 vaam:** 1 vaam is 1,85 meter; •Lengtemate.

**r 27:31 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **27:31 As … word nie:** Hand 27:22

* **27:34 Daar … gaan nie:** 1 Sam 14:45; 2 Sam 14:11; Matt 10:30; Luk 12:7

* **27:35 het hy … gebreek:** Matt 15:36; Mark 8:6; Luk 22:19; 1 Kor 11:23-24

* **27:41** Hand 27:22

* **27:43-44** Hand 27:22,24

**s 27:43 *hekatontarg:*** 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 100; •Romeinse ampsdraers.

* **28:2 Weens … koue:** 2 Kor 11:27

**t 28:4 *Dike:*** Die Griekse wraak- en geregtigheidsgodin.

* **28:5** Mark 16:18

* **28:6 gesê … god is:** Hand 14:11

**u 28:11 *Dioskuri:*** Die twee seuns van Zeus, Pollus en Castor, beskermgode van die skeepvaarders.

**v 28:14 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**w 28:15 Forum Appii:** Dit is die markplein van Appius.

**x 28:15 Tres Tabernae:** 'n Herberg met die naam "Drie Herberge".

* **28:16 is Paulus … bewaak het:** Hand 24:23; 28:30

* **28:17 Broers … gedoen nie:** Hand 24:12-13; 25:8

* **28:18** Hand 23:29; 25:25; 26:31-32

* **28:19 is ek … beroep:** Hand 25:11

* **28:20** Luk 2:34

* **28:20** **oor die … Israel:** Hand 24:15; 26:6-7

* **28:22** **hierdie splintergroep:** Hand 24:14

**y** **28:23** **Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **28:26-27** Jes 6:9-10 LXX; Matt 13:14-15

* **28:28** **hierdie … gestuur is:** Ps 67:3; 98:2; Jes 40:5 LXX; Luk 3:6; Hand 13:46; 18:6

**z** **28:28** **luister:** Ander manuskripte en vertalings lui ook nog hierna **29** "Nadat hy dit gesê het, het die Jode weggegaan terwyl hulle heftig onder mekaar gestry het." Dit word aanvaar dat dit nie deel van die bronteks is nie.

* **28:30** Hand 28:16

**a** **28:31** •**Christus:** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde'.

# DIE BRIEF AAN DIE
# ROMEINE

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 13 14 15 16

**Inleiding**

Die apostel Paulus skryf *Die Brief aan die Romeine* waarskynlik vanuit Kenchreë, die oostelike hawedorp van Korinthe, in die winter van 55-56 nC. Alle aanduidings is dat hy van ongeveer die helfte van November tot helfte Februarie in die omgewing van Korinthe oorwinter het. Ná voltooiing is die brief vermoedelik deur Febe, wat aktief in die gemeente van Kenchreë betrokke was, na Rome geneem en daar afgelewer (16:1-2).

Paulus is die outeur van *Romeine,* maar hy dikteer sy brief aan Tertius, die persoon wat die brief neergeskryf het (16:22). Aangesien die apostel gedurende die ongure wintermaande verplig was om op een plek te bly, het hy ruim tyd om hierdie skrywe in besonderhede voor te berei. Dit getuig van besondere oorwoënheid en diepgang en het mettertyd een van die invloedrykste basisdokumente van die Christendom geword.

Anders as in sy ander briewe, rig Paulus nie sy skrywe aan 'n bepaalde gemeente nie. Die kerklike situasie in Rome was in hierdie stadium nog vloeibaar. Daar het nog net 'n aantal klein huisgemeentes in hierdie kosmopolitiese omgewing bestaan. Die meerderheid van hierdie gelowiges was nie-Jode (1:5-6), maar die apostel groet in Romeine 16 ook verskeie Joodse volksgenote. Ten tye van sy skrywe heers daar tussen hierdie groepe 'n mate van spanning, onder meer oor eetgebruike en Joodse feesdae (14 — 15).

*Romeine* se oorwoë aanbieding van die Christelike geloofswaarhede beteken nie dat Paulus die konkrete situasie ignoreer nie. Een probleem is dat hy nog nooit tevore in Rome was nie en deur sy brief eers 'n positiewe verhouding met hierdie gelowiges moet opbou. Daarby was daar gerugte dat hy 'n liberale evangelie preek (3:8). Boonop beplan hy om die evangelie in Spanje te gaan verkondig en daarvoor het hy die ondersteuning van die Christene in Rome nodig (15:24). Dit alles bring mee dat *Romeine* 'n breë verantwoording word van die evangelie wat Paulus verkondig, as't ware 'n geloofsbrief wat sy goeie trou moet bevestig. In hierdie proses gebruik die apostel verskeie tegnieke van die destydse retorika. Opvallend is veral die vraag-en-antwoordmetode wat moet help om moeilike kwessies op te helder. *Romeine* is in 'n goeie maar komplekse Grieks geskryf, waarin die Joodse invloed egter ook dikwels deurslaan. Dít, saam met die diepgaande geloofskwessies wat Paulus hanteer, bemoeilik soms die goeie verstaan van sy gedagtegang.

Die sentrale tema van *Romeine* is die goeie boodskap dat God skuldige sondaarmense, Jode sowel as nie-Jode, uit genade vryspreek — 'n boodskap wat in geloof toegeëien moet word (1:18 — 11:36). Hierdie vrygespreekte mense moet hulle nuwe identiteit prakties uitleef (12:1 — 15:13). Belangrike subtemas is: Alle mense het gesondig (1:18-32; 2:17-29; 3:1-20), Abraham as vader van die gelowiges (4), vrede en versoening (5:1-11), die nuwe lewe deur die Gees (6 — 8), die posisie van die Joodse volk (9 — 11), die Christen en die owerheid (13:1-7), die onderlinge verhouding tussen "sterk" en "swak" gelowiges (14 — 15).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-7 Briefaanhef
1:8-12 Dankgebed
1:13-17 Paulus se roeping om die evangelie te verkondig
1:18 — 4:25 Alle mense staan skuldig voor God, maar almal wat glo, word vrygespreek

5 — 8 As vrygespreektes is ons nuwe mense
9 — 11 Die posisie van die Joodse volk
12 — 15:13 Lewe nou as vrygespreekte mense
15:14-33 Persoonlike opmerkings
16:1-23 Aanbeveling, groete en seëngroet
16:25-27 Lof aan God

**1** 1 Paulus, 'n dienskneg[a] van •Christus Jesus, 'n geroepe •apostel,
afgesonder vir die evangelie van God,* 2 *wat Hy reeds tevore deur sy
profete in die heilige Skrifte beloof het 3 aangaande sy Seun —

wat as mens* uit die nageslag[b] van Dawid gebore is,*
4 wat volgens sy gees van heiligheid[c] deur sy opstanding uit die
dood
met krag aangewys is as die •Seun van God* —

Jesus Christus, ons Here, 5 *deur wie ek[d] die genade van my
apostelskap ontvang het om tot eer van sy Naam al die heidene tot
geloofsgehoorsaamheid te bring, 6 onder wie julle ook is, julle wat
deur Jesus Christus geroep is,
7 aan al die geliefdes van God wat in Rome is, geroepe •heiliges:*
Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus.*

**Paulus se gebed**

8 Heel eerste dank ek my God deur Jesus •Christus oor julle almal,
omdat julle geloof oor die hele wêreld verkondig word.* 9 Dié God,
wat ek met my hele wese dien deur die evangelie van sy Seun, is my
getuie* dat ek gedurig aan julle dink* 10 en altyd in my gebede vra of
die pad nou uiteindelik vir my oopgemaak sal word, as dit die wil van
God is, om na julle te kom.* 11 Want ek begeer om julle te sien, sodat
ek die een of ander geestelike gawe met julle kan deel om julle te
versterk — 12 of eerder, dat as ek by julle is, ons wedersyds deur
mekaar se geloof bemoedig kan word, ek deur julle geloof en julle
deur myne.

**Paulus se roeping om die evangelie te verkondig**

13 Ek wil nie hê dat julle hieroor onkundig moet wees nie, broers,[e]
dat ek my dikwels voorgeneem het om na julle te kom — alhoewel ek
tot nou toe verhinder is — sodat ek ook onder julle 'n vrug kan
verkry* soos onder die ander heidene. 14 Teenoor Grieke sowel as nie-
Grieke,[f] teenoor wyses sowel as onverstandiges, staan ek in die skuld
— 15 vandaar my hartsbegeerte om ook aan julle in Rome die
evangelie te verkondig.
16 Ek skaam my immers nie vir die evangelie nie,* want dit is 'n
krag van God tot verlossing vir elkeen wat glo,* eerste vir die Jood,
maar ook vir die Griek.[g]* 17 Want daarin word geopenbaar dat God se
•geregtigheid geheel en al op geloof berus,* soos daar geskryf staan:
"Wie op grond van geloof geregverdig[h] word, sal leef".[i]

**God se straf oor die heidene**

18 God se toorn word vanaf die hemel geopenbaar oor al die
goddeloosheid en ongeregtigheid van mense* wat volhou om die
waarheid deur ongeregtigheid te onderdruk,* 19 *aangesien dit wat van
God geweet kan word, onder hulle bekend is. God het dit immers aan
hulle bekend gemaak. 20 Want sy onsigbare eienskappe, naamlik sy
ewige krag en goddelikheid, word van die skepping van die wêreld af
in sy werke begryp en is duidelik sigbaar.* Gevolglik is hulle sonder
verontskuldiging; 21 want alhoewel hulle God ken, het hulle Hom nie
as God geëer of gedank nie. Inteendeel, hulle denke het sinloos
geword en hulle onverstandige harte is verduister.* 22 *Alhoewel hulle
beweer dat hulle wys is, het hulle dwaas geword. 23 *Hulle het
naamlik die heerlikheid van die onsterflike God verruil vir 'n
afbeelding soos dié van 'n sterflike mens en van voëls en diere en
kruipende diere.*

24 *Daarom het God hulle deur middel van die begeertes van hulle
harte oorgegee aan onsedelikheid, naamlik om hulle liggame onder
mekaar te onteer 25 — hulle wat die waarheid van God vir die leuen
verruil het* en geskape wesens aanbid en gedien het in plaas van die
Skepper, wat tot in ewigheid lofwaardig is.* *Amen.*[j] 26 Daarom het God
hulle oorgegee aan skandelike drange: Hulle vroue het die natuurlike
seksuele omgang verruil vir omgang wat teen die natuur is. 27 *Net so
het ook die mans, terwyl hulle die natuurlike seksuele omgang met die
vrou laat vaar het, vurig begin brand van begeerte na mekaar; mans
het met mans skandelikheid bedryf en in hulleself die verdiende loon
vir hulle afwyking ontvang.

28 En omdat hulle dit as verwerplik beskou het om aan God
erkenning te gee, het God hulle oorgegee aan 'n verwerplike
denkwyse, sodat hulle onbetaamlik optree. 29 Hulle is vol van elke
vorm van onreg, boosheid, hebsug, kwaad; vol afguns,
moorddadigheid, twisgierigheid, geslepenheid, kwaadwilligheid; hulle
is skindertonge, 30 kwaadstokers, haters van God, brutaal, hooghartig
en grootdoenerig, vindingryk om slegte dinge te bedink,
ongehoorsaam aan hulle ouers; 31 onverstandig, onbetroubaar,
liefdeloos, sonder medelye 32 — dié soort mense wat die voorskrif van
God ken, naamlik dat mense wat hierdie dinge doen, die dood
verdien. Tog doen hulle dit nie net nie, maar praat dit boonop goed
wanneer ander dit doen.

### God oordeel almal regverdig

**2** 1 Daarom is jy, o mens, wat oordeel,[k] wie jy ook al is, sonder
verontskuldiging. Met die oordeel wat jy oor die ander persoon
uitspreek, veroordeel jy immers jouself,* omdat jy wat oordeel,
dieselfde doen. 2 Ons weet dat God se oordeel oor mense wat sulke
dinge doen, in ooreenstemming met die waarheid is. 3 Dink jy, o
mens, wat ander veroordeel wat sulke dinge doen terwyl jy dieselfde
dinge doen, dat jý God se oordeel sal vryspring? 4 Of verag jy die
rykdom van sy goedheid, sy verdraagsaamheid en geduld, en besef jy
nie dat God se goedheid jou tot bekering wil bring nie?* 5 Deur jou
hardkoppigheid en onbekeerlike hart is jy besig om toorn teen jouself
op te stapel op die dag van toorn wanneer die regverdige oordeel van
God geopenbaar sal word. 6 *Hy sal elkeen beloon volgens sy dade — 7
die ewige lewe aan diegene wat deur volgehoue goeie werke streef na
heerlikheid, eer en onsterflikheid, 8 maar toorn en gramskap[l] aan
diegene wat uit eiesinnigheid ongehoorsaam is aan die waarheid en
gehoorsaam aan die ongeregtigheid. 9 Verdrukking en benoudheid
wag vir elke mens wat aanhou kwaad doen,* eerstens vir die Jood,
maar ook vir die Griek.[m]* 10 Maar heerlikheid, eer en vrede wag vir
elkeen wat die goeie doen, eerstens vir die Jood, maar ook vir die
Griek. 11 *Want God beoordeel niemand volgens sy uiterlike nie.

### Nakoming van die wet

12 Almal wat sonder die wet gesondig het, sal ook sonder die wet
verlore gaan, maar almal wat binne die wet gesondig het, sal deur die
wet geoordeel word. 13 *Dit is tog nie die blote hoorders van die wet
wat voor God regverdig is nie, maar dit is die daders van die wet wat
geregverdig[n] sal word. 14 *Want wanneer die heidene, wat nie oor die
wet beskik nie, van nature tog die vereistes van die wet nakom, is
hulle vir hulleself 'n wet, al het hulle nie die wet nie. 15 Hulle wys
duidelik dat die uitvoering van die wet in hulle harte geskryf staan, en
hulle gewetens bevestig dit; en hulle wisselende gedagtes sal hulle
soms aankla en soms verontskuldig 16 op die dag wanneer God die
verborge dinge van die mens, volgens my evangelie,* deur •Christus
Jesus sal oordeel.

### Ook die Jode staan skuldig voor God

17 Jy noem jouself tog 'n Jood, jy maak staat op die wet en roem op
God. 18 Jy ken sy wil en onderskei dit wat wesenlik belangrik is,*
omdat jy uit die wet onderrig word. 19 Jy is daarvan oortuig dat jy 'n
gids vir die blindes is,* 'n lig vir diegene in die duisternis, 20 'n

**'n Aanbeveling, groete en laaste opdragte**

**16** 1 Ek beveel ons suster Febe by julle aan wat 'n dienares[h] in die
gemeente van Kenchreë[i] is. 2 Ontvang haar in die Here, soos dit die
•heiliges betaam, en staan haar by in enige saak waarin sy julle nodig
mag kry. Sy was 'n ware weldoener vir baie mense en ook vir my.
3 Groet Priska en Akwila,[j] my medewerkers in •Christus Jesus. 4
Hulle het hulle lewens vir my op die spel geplaas. Dis nie net ek wat
teenoor hulle dankbaar is nie, maar ook al die gemeentes onder die
heidene. 5 Groet ook die gemeente by hulle aan huis.[*] Groet my
geliefde Epenetus — hy is die eerste bekeerling tot Christus uit die
provinsie Asië.[k][*] 6 Groet Maria, wat so hard vir julle gewerk het. 7
Groet Andronikus en Junia,[l] my volksgenote en medegevangenes.
Hulle is hoog aangeskrewe by die •apostels en het reeds voor my een
met Christus geword.[m] 8 Groet Ampliatus, my geliefde vriend in die
Here. 9 Groet ook Urbanus, ons medewerker in Christus, en my
geliefde Stagis. 10 Groet Apelles, wat in Christus beproef is, en groet
ook diegene uit die familie van Aristobulus. 11 Groet Herodion, my
volksgenoot. Groet diegene uit die familie van Narsissus wat een met
die Here[n] is. 12 Groet Trifena en Trifosa, harde werkers vir die Here;
groet ook my geliefde Persis, wat baie hard vir die Here gewerk het. 13
Groet Rufus,[*] uitverkorene in die Here, sowel as sy ma, wat ook vir
my 'n ma was. 14 Groet Asinkritus, Flegon, Hermes, Patrobas, Hermas
en die broers[o] wat saam met hulle is. 15 Groet Filologus en Julia,
Nereus en sy suster Olimpas, en al die •heiliges saam met hulle. 16
Groet mekaar met 'n heilige soen.[*] Al die gemeentes van •Christus
groet julle.
17 Ek doen 'n beroep op julle, broers, om mense in die oog te hou
wat verdeeldheid en struikelblokke veroorsaak, in stryd met die leer
waarin julle onderrig is. Bly weg van hulle af.[*] 18 Want hierdie soort
mense dien nie Christus ons Here nie, maar hulle eie maag.[*] Met
strelende woorde en vleitaal mislei hulle die harte van naïewe mense.[*]
19 Julle gehoorsaamheid is aan almal bekend.[*] Daarom is ek bly oor
julle, en ek wil hê dat julle wys sal wees ten opsigte van die goeie en
onskuldig ten opsigte van die kwaad.[*] 20 [*]Die God van vrede[*] sal
Satan[p] spoedig onder julle voete verpletter. Die genade van ons Here
Jesus bly met julle!
21 Timotheus,[*] my medewerker, groet julle; so ook Lucius, Jason en
Sosipater, my volksgenote. 22 Ek, Tertius, wat hierdie brief neergeskryf
het, groet julle in die Here. 23 Gaius,[*] my en die hele gemeente se
gasheer, groet julle. Erastus,[*] die stadstesourier, groet julle, ook die
broer Kwartus. 24 [q][Die genade van ons Here Jesus Christus bly met

julle almal. •*Amen*.]

**Lof aan God**

25 rAan Hom wat magtig is om julle te versterk volgens die
evangelie van Jesus •Christus wat ek verkondig en volgens die
openbaring van die geheimenis, wat eeue lank verswyg was,* 26 maar
wat nou in opdrag van die ewige God deur die geskrifte van die
profete onthul en aan alle nasies bekend gemaak is om hulle tot
geloofsgehoorsaamheid* te bring — 27 *aan Hom, die enigste en
alwyse God, kom toe die heerlikheid deur Jesus Christus, vir ewig!
•*Amen*.

**a 1:1 dienskneg:** Of “slaaf”.

* **1:1 afgesonder ... God:** Hand 9:15; 13:2; Gal 1:15

* **1:2** Rom 16:25-26; Tit 1:2

* **1:3 as mens:** Rom 9:5

**b 1:3 nageslag:** Letterlik ‘saad’.

* **1:3 uit die ... gebore is:** Matt 22:42; 2 Tim 2:8

**c 1:4 sy ... heiligheid:** Die Griekse woorde kan ook vertaal word “deur die Heilige Gees”.

* **1:4 wat volgens ... God:** Hand 13:33

* **1:5** Hand 26:16-18; Rom 15:18; Gal 2:7,9

**d 1:5 ek:** In navolging van die amptelike hofstyl van destyds lui die bronteks “ons”.

* **1:7 geroepe heiliges:** 1 Kor 1:2; 2 Kor 1:1

* **1:7 Genade ... Christus:** Num 6:25-26; 1 Kor 1:3; 2 Kor 1:2

* **1:8 julle geloof ... verkondig word:** 1 Thess 1:8

* **1:9 Dié God ... getuie:** Fil 1:8; 1 Thess 2:5,10

* **1:9 dat ek ... dink:** Ef 1:16

* **1:10 vra ... kom:** Hand 19:21; Rom 15:23,32

**e 1:13 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:13 'n vrug ... verkry:** Joh 15:16

**f 1:14 nie-Grieke:** Letterlik ‘barbare’. Die Grieke het so na almal verwys wat nie bekend was met die Griekse taal en kultuur nie.

* **1:16 Ek ... evangelie nie:** Ps 119:46; Mark 8:38

* **1:16 want ... glo:** 1 Kor 1:18,24

**g 1:16 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

* **1:16 eerste ... Griek:** Hand 13:46

* **1:17 Want ... berus:** Rom 3:21

**h 1:17 geregverdig:** Kan ook vertaal word met "vrygespreek". Die Griekse woorde wat in hierdie vers en elders in Romeine met "geregtigheid" en "geregverdig" vertaal word, gaan om die unieke wyse waarop God as Regter sy regspraak beoefen. Hy spreek sondaars vry op grond van die verdienste van Christus, sodat hulle daardeur geregverdig word. Op hierdie wyse gebruik hy die term veral ook in Galasiërs.

**i 1:17 Wie … leef:** Hierdie aanhaling uit Hab 2:4 LXX word deur Paulus op 'n eie besondere manier weergegee; vgl Gal 3:11; Heb 10:38.

* **1:18 God … mense:** Ef 5:6; Kol 3:6

* **1:18 wat volhou … onderdruk:** 2 Thess 2:12

* **1:19** Hand 14:15-17; 17:24-28

* **1:20 Want … sigbaar:** Job 12:7-9; Ps 19:2

* **1:21 Inteendeel … verduister:** Ef 4:17-18

* **1:22** Jer 10:14; 1 Kor 1:20

* **1:23** Deut 4:15-19; Ps 106:20

* **1:23 kruipende diere:** Gen 7:14; Lev 11:29-31; Deut 4; Ps 106:20

* **1:24** Hand 14:16

* **1:25 hulle wat … verruil het:** Jer 13:25; 16:19

* **1:25 Skepper … lofwaardig is:** Rom 9:5

**j 1:25 Skepper … •*Amen*:** 'n Lofprysing wat aan die Jodedom ontleen is.

* **1:27** Lev 18:22; 20:13; 1 Kor 6:9

**k 2:1 wat oordeel:** Dit gaan hier om Jode en Griekse sedepredikers wat hulle verwerdig om ander te veroordeel.

* **2:1 Met … jouself:** Matt 7:2; Luk 6:37; Joh 8:7

* **2:4 God … bring nie:** 2 Pet 3:15

* **2:6** Ps 62:13; Spr 24:12; Matt 16:27; Joh 5:29; 2 Kor 5:10

**l 2:8 toorn en gramskap:** Volgens destydse gebruik het regters duidelik hulle woede getoon oor begane onreg.

* **2:9 Verdrukking … doen:** 2 Thess 1:8

**m 2:9 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

* **2:9 eerstens … Griek:** Rom 1:16

* **2:11** Deut 10:17; 2 Kron 19:7; Hand 10:34; Gal 2:6; Ef 6:9; Kol 3:25; 1 Pet 1:17

* **2:13** Matt 7:21; Jak 1:22,25; 1 Joh 3:7

**n 2:13 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

* **2:14** Hand 10:35

* **2:16 volgens … evangelie:** 2 Tim 2:8

* **2:18 onderskei … belangrik is:** Fil 1:10

* **2:19 Jy is … blindes is:** Matt 15:14; Luk 18:9

* **2:20 omdat … waarheid het:** 2 Tim 3:15

* **2:21** Ps 50:16-21; Matt 23:3-4

**o 2:22 tempelroof:** Tempels is dikwels beroof met die oog op die kosbaarhede (goud, juwele, ens) daarin.

* **2:24 Want … belaster:** Jes 52:5; Eseg 36:20

* **2:25 as jy 'n oortreder … geword:** Jer 4:4; 9:25

* **2:26** Gal 5:6

**p 2:27 letter … wet:** Die bronteks lui "letter".

* **2:28** Joh 7:24; 8:15,39

* **2:29 besnydenis … geestelik:** Deut 30:6; Kol 2:11

* **2:29 lof … God:** 1 Kor 4:5; 2 Kor 10:18

* **3:2 is die … toevertrou:** Deut 4:7-8; Ps 103:7; 147:19-20; Rom 9:4

* **3:3 maak … ongedaan:** Rom 9:6; 11:29; 2 Tim 2:13

* **3:4 Al is … vals:** Ps 116:11

* **3:4 sodat … word:** Ps 51:6

**q 3:8 kom … voortkom:** Dit was 'n beskuldiging wat Paulus se opponente teen hom ingebring het; vgl Rom 6:1.

**r 3:9 ons:** Dit is die Jode.

* **3:9 Want … sonde is:** Rom 1:18 — 2:24; 3:23

* **3:10-12 Daar is … daar is selfs nie een nie:** Ps 14:1-3; 53:2-4;

* **3:10 Daar is … nie, selfs nie een nie:** Pred 7:20

* **3:13 Hulle keel … bedrieg hulle:** Ps 5:10

* **3:13 die gif … lippe:** Ps 140:4

* **3:14** Ps 10:7

* **3:15-17** Jes 59:7-8; Spr 1:16

* **3:18** Ps 36:2

**s 3:20 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

* **3:20 geen mens … word nie:** Ps 143:2

* **3:20 want juis … sonde:** Rom 7:7

**t 3:21 geregtigheid:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "vryspraak".

**u 3:21 die Wet … Profete:** Dit dien as aanduiding van die geskrifte wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is.

* **3:21 waarvan … getuig:** Hand 10:43

* **3:22 Hierdie … glo:** Rom 1:17; Gal 2:16

* **3:23** Rom 3:9

* **3:24 en tog … vrygespreek:** Ef 2:8

* **3:24 deur die … Jesus:** Rom 5:1

**v 3:25-26 versoeningsoffer:** Of "plek van versoening".

* **3:25-26 Hom het … bloed:** Ef 1:7

**w 3:25-26 regverdig:** Kan ook vertaal word "vryspreek".

* **3:27 Waarop … uitgesluit:** 1 Kor 1:31

* **3:28** Gal 2:16

* **3:29** Rom 10:12

* **3:30 één God:** Deut 6:4; Gal 3:20

* **3:30 wat besnedenes … dieselfde geloof:** Rom 4:11-12

* **3:31** Matt 5:17; Rom 4:3; 8:4

x **4:2** **geregverdig:** Kan ook vertaal word “vrygespreek”.

y **4:3** **geregverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **4:3** **Abraham … gereken:** Gen 15:6; Gal 3:6; Jak 2:23

* **4:4** Rom 11:6

* **4:7-8** Ps 32:1-2

* **4:9** **Abraham … gereken:** Gen 15:6; Rom 4:3; Gal 3:6; Jak 2:23

* **4:11** **Hy het … onbesny was:** Gen 17:10-11

* **4:13** **Die belofte … ontvang:** Gen 18:18; 22:17-18

* **4:13** **en sy nageslag:** Gal 3:29

* **4:14** Gal 3:18

* **4:15** **maar … oortreding nie:** Rom 3:20; 5:13; 7:8

* **4:16** **maar ook vir diegene … vader:** Gal 3:7

* **4:17** **Ek … gemaak:** Gen 17:5

* **4:17** **en dit wat nog … roep:** Jes 48:13

* **4:18** **Só … wees:** Gen 15:5

* **4:19** **hy was … oud:** Gen 17:17

z **4:19** **dood:** Dws onvrugbaar.

a **4:22** **regverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **4:22** **is dit … gereken:** Gen 15:6

* **4:23-24** **Dat dit … wille van ons:** Rom 15:4

* **4:24** **Hom wat … opgewek het:** 1 Pet 1:21

b **4:25** **Hy is … oorgelewer:** Toespeling op Jes 53:4-5 as heenwysing na Jesus Christus.

* **4:25** **ter wille van ons regverdigmaking opgewek:** 1 Kor 15:17

c **5:1** **geregverdig:** Kan ook vertaal word “vrygespreek”.

* **5:1 Omdat … geregverdig is:** Rom 3:24,28

* **5:2 Deur … verkry:** Ef 2:18; 3:12

* **5:3 Ons jubel … volharding:** Jak 1:2-3; 1 Pet 1:5-7

* **5:5 En … beskaam nie:** Ps 22:6; 25:20; Heb 6:18-19

**d 5:6 swak was:** Of "hulpeloos", omdat ons in die sonde vasgevang was.

* **5:8** Joh 3:16; 1 Joh 4:10

* **5:9 deur Hom … gered word:** Rom 1:18; 2:5,8

**e 5:9 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

* **5:10** Rom 8:7-8

* **5:12 deur … gekom het:** Gen 2:17; 3:6,19

* **5:12 as gevolg … sonde die dood:** Rom 6:23

* **5:13 maar as … toegereken nie:** Rom 4:15

* **5:14 Adam is … kom:** 1 Kor 15:21-22,45

**f 5:17 regverdiging:** Kan ook vertaal word "vryspraak".

* **5:18** 1 Kor 15:22

**g 5:19 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

**h 5:19 deur die gehoorsaamheid … geregverdig word:** Toespeling op Jes 53:11 as heenwysing na Jesus Christus.

**i 5:20 toegeneem het:** Die bedoeling is dat die bepalings van die wet die werklikheid en die omvang van die sonde soveel duideliker maak; vgl Rom 4:15; 7:8; Gal 3:19.

* **5:21** Rom 6:23

**j 6:1** Paulus wil met hierdie vraag en met die hele hoofstuk wat volg die moontlike misverstand besweer dat God se genade die mens 'n vrybrief gee om nou maar voort te gaan met die sonde; vgl Rom 3:5-8.

* **6:2 Ons wat … leef:** 1 Pet 4:1

* **6:3 ons … gedoop is:** Gal 3:27

* **6:4** Kol 2:12

* **6:5** Fil 3:10-11

* **6:6 ons ou … is:** Gal 5:24

* **6:7** 1 Pet 4:1

* **6:10 het Hy … altyd gesterf:** Heb 9:26-28; 1 Pet 3:18

* **6:10 maar die lewe … God:** Gal 2:19

* **6:11** 2 Kor 5:15; 1 Pet 2:24

* **6:12** Gen 4:7

**k 6:13 ledemate:** Dws ons fisiese vermoëns.

**l 6:13 wapens:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "instrumente". Paulus gebruik egter graag die beeld van geestelike oorlogvoering.

* **6:13 as mense … geword het:** Ef 2:4-5; 5:14

* **6:13 moet julle … geregtigheid tot beskikking van God:** Rom 12:1

* **6:14 Die sonde … heers nie:** 1 Joh 3:6

* **6:15 Sal ons … Hoegenaamd nie:** Rom 5:17,21

* **6:16** Joh 8:34; 2 Pet 2:19

* **6:18 vrygemaak … sonde:** Joh 8:32

**m 6:19 gebruik … lewe:** Letterlik 'Ek praat op menslike wyse'.

* **6:21 Oor … julle nou:** Eseg 16:61,63

* **6:21 want … dood:** Rom 7:5; 8:6,13

* **6:22 en die uiteinde … lewe:** 1 Pet 1:9

* **6:23** Rom 5:12,15

**n 7:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**o 7:1 wet:** Hier gaan dit oor die huwelikswet.

* **7:4 julle deur … gesterf:** Kol 2:14

* **7:5 om vrug … dood:** Rom 5:21; 8:6,13

* **7:6 is ons … wet:** Rom 8:2

**p 7:6 letter … wet:** Die bronteks lui "letter".

* **7:6 sodat … wet nie:** Rom 6:4

* **7:7 Jy … begeer nie:** Eks 20:17; Deut 5:21; Rom 13:9

* **7:8 want … dood:** Rom 5:13

* **7:10 die gebod … moes lei:** Lev 18:5

* **7:11 Die sonde … mislei:** Gen 3:13; Heb 3:13

* **7:12** 1 Tim 1:8

**q 7:13 dit … goed is:** Naamlik die wet en die gebod; vgl vs 12.

* **7:13 die sonde — sodat … getree:** Rom 5:20

* **7:14 maar ek … sonde:** Ps 51:7; Joh 3:6

* **7:18 Ek weet … aard nie:** Gen 6:5; 8:21

**r 7:21 wet:** In die sin van "wetmatigheid" of "patroon".

**s 7:22 In … wese:** Letterlik 'volgens die innerlike mens'.

* **7:23 ander wet … verstand:** Gal 5:17; Jak 4:1; 1 Pet 2:11

**t 7:24 uit … doodsbestaan:** Letterlik 'uit die liggaam van hierdie dood'.

* **7:25 Aan … Here:** 1 Kor 15:57

* **8:2** Rom 7:23-24

* **8:2 Die wet … gee:** Rom 3:27

* **8:3 Dit … was nie:** Hand 13:38; 15:10

**u 8:3 vanweë die sonde:** Die bronteks kan ook vertaal word "as 'n offer vir die sonde".

* **8:3 het God … stuur:** Joh 1:14; Fil 2:7; Heb 2:17; 4:15

* **8:4 ons wat … Gees:** Gal 5:16,25

* **8:6 Die denke … dood:** Rom 6:21; 7:5; 8:13

* **8:7 Die denke … teen God:** Jak 4:4

* **8:7 onderwerp … ook nie:** Matt 12:34; Joh 8:43; 12:39

* **8:9 mits die Gees … woon:** 1 Kor 3:16

* **8:9 As iemand … Hom nie:** 1 Kor 12:3

* **8:10** Gal 2:20; 1 Pet 4:6

**v 8:10 regverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **8:12** Rom 6:7,18

**w 8:12 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **8:13** Gal 6:8

**x 8:14 kinders:** Letterlik ‘seuns’, maar volgens destydse opvatting het dit al die kinders ingesluit. Dieselfde geld vir 8:19.

* **8:15 Julle het immers … wees nie:** 2 Tim 1:7

**y 8:15 Gees van kindskap:** Die bronteks lui “Gees van aanneming tot kinders”.

**z 8:15 *Abba:*** Die Aramese woord vir ‘Vader’, waarmee Jesus God in die gebed aangespreek het; vgl Mark 14:36; Gal 4:5-6.

* **8:16** 2 Kor 1:22

* **8:17 Maar as … God:** Gal 4:7; Op 21:7

* **8:18** 2 Kor 4:17

* **8:19 die kinders … sal word:** Kol 3:4

* **8:20-21 Want die … onderwerp het:** Gen 3:17-19; 5:29; Pred 1:2

* **8:20-21 Die skepping … verganklikheid:** 2 Pet 3:13

* **8:20-21 die heerlikheid … kinders:** 1 Joh 3:2

* **8:23** 2 Kor 5:2-4; Gal 5:5

**a 8:23 eerste vrug:** Of “eersteling” verwys na die eerste graan of vrugte wat aan die begin van die oes aan God gewy is.

**b 8:23 kindskap:** Die bronteks lui “aanneming tot kinders”.

* **8:24 Ons is … hoop nie:** 2 Kor 5:7

* **8:27 Hy wat … deurgrond:** Ps 139:1; 1 Kor 4:5

* **8:28 alles ten … liefhet:** Ef 1:11; 3:11

* **8:29 Eersgeborene … wees:** Kol 1:18; Heb 1:6

* **8:31 As … is:** Ps 118:6

* **8:32 Hy wat … oorgelewer het:** Joh 3:16

* **8:33** Jes 50:8

**c 8:34 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**d 8:34 wat ook … sit:** Toespeling op Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **8:34 en wat … intree:** 1 Joh 2:1

* **8:36 Ter wille … behandel:** Ps 44:23; 2 Kor 4:11

* **8:37** Joh 16:33

* **9:3** Eks 32:32

**e 9:3 broers:** Volgens destydse opvatting was alle Israeliete hierby ingesluit.

**f 9:4 kindskap:** Die bronteks lui "aanneming tot kinders".

* **9:4 Israeliete … kindskap:** Eks 4:22; Deut 7:6; 14:1-2

* **9:5 uit hulle … mens:** Matt 1:1-16; Luk 3:23-38

* **9:5 Hy wat … alles is:** Joh 1:1

* **9:5 God … ewig:** Ps 41:14; Rom 1:25

* **9:6 Dit is … het nie:** Num 23:19

* **9:6 Want … Israel nie:** Rom 2:28

* **9:7 Dit … word:** Gen 21:12

* **9:8** Gal 4:23

* **9:9 Teen … hê:** Gen 18:10,14

* **9:10** Gen 25:21

* **9:11-12 Die oudste … dien:** Gen 25:23

**g 9:13 Jakob … afkeer gehad:** 'n Tipies Semitiese segswyse wat sê dat Jakob, anders as Esau, die fokus van God se verkiesende liefde was; Mal 1:2-3.

* **9:14 Is daar … Geensins:** Deut 32:4

* **9:15 Ek sal … wees:** Eks 33:19

* **9:16** Ef 2:8

**h** **9:16** **inspan:** Paulus dink hier aan 'n atleet wat alles uithaal om eerste by die wenpaal te kom.

* **9:17** **Juis ... kan word:** Eks 9:16

* **9:18** **en Hy ... Hy wil:** Eks 4:21; 7:3; 9:12; 14:4,17

* **9:20** **Kan ... sê:** Jes 29:16; 45:9

* **9:21** **het die ... reg:** Jer 18:6

* **9:22** **As ... verdra het:** Jer 50:25

* **9:23** Ef 1:3-12

* **9:25** **Hulle wat ... geliefde noem:** Hos 2:22

* **9:26** **Op ... genoem word:** Hos 1:10

* **9:27-28** **Al is ... aarde:** Jes 10:22-23; Hos 1:10

* **9:29** **As ... gegaan het:** Jes 1:9

* **9:30** Rom 10:20

**i** **9:30** **regverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **9:31** Rom 10:2-3

* **9:32** **struikelblok:** Jes 8:14

**j** **9:33** **Kyk ... staan nie:** Aanhaling uit Jes 28:16 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Rom 10:11; 1 Pet 2:6,8.

**k** **10:1** **Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **10:2** **hulle God ... dien:** Hand 22:3

* **10:3** Rom 9:31-32

* **10:4** Matt 5:17; Joh 3:18; Heb 8:13

**l** **10:4** **regverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **10:5** **Die mens ... leef:** Lev 18:5; Gal 3:12

**m** **10:6** **regverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **10:6** **Moenie ... sê:** Deut 9:4

* **10:6 Wie ... opklim:** Deut 30:12

**n 10:7 bodemlose diepte:** Dit is hier 'n verwysing na die •doderyk, anders as in Luk 8:37 en Op 9:1 waar dit na die gevangenis van bose geeste verwys.

* **10:7 Wie ... afdaal:** Deut 30:13

* **10:8 Die woord ... hart:** Deut 30:14

**o 10:10 vrygespreek:** Kan ook vertaal word "geregverdig".

**p 10:11 Elkeen ... staan nie:** Aanhaling uit Jes 28:16 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Rom 9:33; 1 Pet 2:6,8.

**q 10:12 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

* **10:12 Dit ... is nie:** Hand 10:4; 15:9

* **10:13 elkeen ... verlos word:** Joël 2:32

* **10:15 Hoe ... bring:** Jes 52:7; Nah 1:15; Ef 6:15

* **10:16 Here ... gehoor het:** Jes 53:1; Joh 12:38

* **10:17 Die geloof ... uit wat ons hoor:** Joh 17:20

* **10:18 Oor die hele ... van die wêreld:** Ps 19:5

* **10:19 Ek gaan ... kwaad maak:** Deut 32:21

* **10:20 Ek is ... gevra het nie:** Jes 65:1

* **10:21 Die hele ... volk:** Jes 65:2 LXX

* **11:1 Ek is ... Benjamin:** Fil 3:5

* **11:1-2 Hoegenaamd ... nie sy volk verstoot:** 1 Sam 12:22; Ps 94:14

* **11:3 Here ... lewe:** 1 Kon 19:10,14

**r 11:4 mans:** Volgens destydse opvatting was vroue hierby ingesluit.

* **11:4 Ek het ... het nie:** 1 Kon 19:18

* **11:5** Rom 9:27

* **11:6** Gal 3:18

* **11:7 Dat Israel ... gekry het nie:** Rom 9:31

* **11:8 God ... vandag:** Deut 29:4; Jes 29:10

* **11:9-10 Laat hulle etenstafel … krom buig:** Ps 69:23-24 LXX; 35:8

* **11:11 Deur hulle … gekom:** Hand 13:46

* **11:11 om die … te maak:** Deut 32:21; Rom 10:19

* **11:16 As die … baksel heilig:** Num 15:17-21; Neh 10:37; Eseg 44:30

* **11:17** Ef 2:11-19

* **11:18 jy ondersteun … wortel jou:** Joh 4:22

* **11:20 Moenie … wees nie:** Rom 12:16

* **11:22** Joh 15:2,4

* **11:22 mits jy … bly:** Heb 3:14

* **11:25 Om … eiewys sal wees:** Rom 12:6

**s 11:25 gedeelte … Israel:** Die bronteks kan ook vertaal word “vir 'n beperkte tyd oor Israel”.

* **11:25 totdat … ingekom het:** Luk 21:24; Joh 10:16

* **11:26 die hele … word:** Matt 23:39

* **11:26-27 Die Redder … met hulle wees:** Jes 59:20-21; Ps 14:7

* **11:27 wanneer … wegneem:** Jes 27:9; Jer 31:33-34

* **11:32** Gal 3:22; 1 Tim 2:4

* **11:33 onnaspeurbaar sy weë:** Jes 45:15; 55:8

* **11:34** Jes 40:13 LXX; Job 15:8; Jer 23:18; 1 Kor 2:16

* **11:35** Job 41:2

* **11:36 uit … dinge:** 1 Kor 8:6

**t 12:1 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **12:2 verander … denke:** Ef 4:23

* **12:1-2 om julle liggame … goed en aanneemlik:** Rom 6:11,13; 1 Pet 2:5

* **12:2 sodat julle … volmaak is:** Ef 5:10,17

* **12:3 volgens … toebedeel het:** 1 Kor 12:11; Ef 4:7

* **12:4** 1 Kor 12:12

* **12:5** 1 Kor 12:27; Ef 4:25

* **12:6-8** 1 Kor 12:4-11; 1 Pet 4:10-11

* **12:8 wie mededeelsaam … doen:** 2 Kor 9:7

* **12:9 Julle … wees:** 1 Tim 1:5; 1 Pet 1:22

* **12:9 Verafsku … goeie:** Am 5:15

* **12:10 Julle … broederliefde:** 2 Pet 1:7

* **12:10 Wees … betoon:** Fil 2:3

* **12:11 bly geesdriftig:** Hand 18:25; Op 3:15

* **12:12 volhard in gebed:** 1 Thess 5:17

* **12:13 lê … gasvryheid:** Heb 13:2

* **12:14** Matt 5:44; Luk 6:28; Hand 7:60; 1 Kor 4:12

* **12:15 treur saam … wat treur:** Ps 35:13

* **12:16 Wees eensgesind … mekaar:** Rom 15:5

* **12:16 Moenie wys … oë nie:** Spr 3:7; Jes 5:21; Rom 11:20

* **12:17 Moet … vergeld nie:** 1 Thess 5:15

* **12:17 maar rig … goed is:** Spr 3:4 LXX

* **12:18** Mark 9:50; Heb 12:14

* **12:19 moet … wreek nie:** Lev 19:18; Matt 5:39

* **12:19 laat … oordeel:** Rom 13:4; 2 Thess 1:6-7

* **12:19 Aan My … vergeld:** Deut 32:35; Heb 10:30

**u 12:20 vurige:** Letterlik ‘gloeiende’.

* **12:20 As jou … hoof:** Spr 25:21-22; Matt 5:44

* **13:1 Elke … gestel is:** Tit 3:1

* **13:1 want … ingestel:** Spr 8:15; Joh 19:11

* **13:3 Die owerhede … verkeerde optrede:** 1 Pet 2:13-14; 3:13

* **13:4 aangestel … straf:** Rom 12:19

* **13:7 Betaal … wie belasting:** Matt 22:21; Mark 12:17; Luk 20:25

* **13:8 Wie … vervul:** Gal 5:14; 1 Tim 1:5

* **13:9 Jy mag nie egbreuk … begeer nie:** Eks 20:13-15,17; Deut 5:17-19,21; Matt 19:18

* **13:9 Jy moet … jouself:** Lev 19:18; Matt 5:43; 19:19; 22:39; Mark 12:31; Luk 10:27; Gal 5:14; Jak 2:8

* **13:10 daarom … wet:** Matt 22:40

* **13:11 ken julle … te word:** Ef 5:14; 1 Thess 5:6-7

* **13:12 Die nag … dag:** 1 Joh 2:8

* **13:12 Kom … duisternis:** Ef 5:11

**v 13:12 neem … op:** Die bronteks lui “Trek die wapens van die lig aan”; vgl Ef 6:10,14; Rom 13:14.

* **13:13 Kom … dronkenskap nie:** Luk 21:34; Ef 5:18

* **13:14 Beklee … Christus:** Gal 3:27

* **14:1 Julle … aanvaar:** Rom 15:7

* **14:2** Gen 1:29; 9:3

* **14:3** Kol 2:16

* **14:4 Wie … oordeel:** Matt 7:1; Jak 4:11-12

* **14:5 Die een … ander:** Gal 4:10

* **14:8** Luk 20:38; Gal 2:20; 1 Thess 5:10

* **14:10 Ons … verskyn:** Matt 25:31-32; Hand 17:31; 2 Kor 5:10

* **14:11 So seker … God is:** Jes 49:18; 45:23; Fil 2:10-11

* **14:12** Gal 6:5

**w 14:13 broer:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **14:14** Hand 10:15; Tit 1:15

* **14:15 Moenie … bring nie:** 1 Kor 8:11-13

* **14:16** Tit 2:5

* **14:19 Kom … vrede:** Rom 12:18

* **14:19 mekaar … bevorder:** Rom 15:2

* **14:21** 1 Kor 8:13

* **14:23** Tit 1:15

* **15:2** Rom 14:19; 1 Kor 9:19; 10:24,33

**x 15:3 Die … getref:** Aanhaling uit Ps 69:10 as heenwysing na Jesus Christus.

* **15:4** Rom 4:23-24; 1 Kor 10:11

* **15:7 aanvaar mekaar:** Rom 14:1

* **15:8 Christus … God:** Matt 15:24

* **15:8 beloftes … vaders:** Miga 7:20; Hand 3:25

* **15:9 en sodat … verheerlik:** Rom 11:30

* **15:9 Daarom … sing:** Ps 18:50; 2 Sam 22:50

* **15:10 Wees … volk:** Deut 32:43

* **15:11 Loof … volke:** Ps 117:1

**y 15:12 loot:** Die Griekse woord kan ook vertaal word met “wortel”.

**z 15:12 Daar … hoop:** Aanhaling uit Jes 11:10 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 5:5.

**a 15:14 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **15:15 deur … gegee het:** Rom 1:5; 12:3

* **15:16 'n bedienaar aan die heidene:** Rom 11:13

* **15:16 sodat die heidene … wees:** Fil 2:17

**b 15:17 offer … bring:** Letterlik ‘die dinge wat op God betrekking het’.

* **15:18 Ek … gedoen het:** 2 Kor 3:5

**c 15:19 Illirikum:** 'n Landstreek noordwes van die destydse •Masedonië.

* **15:20** 2 Kor 10:15-16

**d 15:21 Hulle … verstaan:** Aanhaling uit Jes 52:15 as heenwysing na Jesus Christus.

* **15:22** Rom 1:10-13

* **15:24 Want … geniet het:** 1 Kor 16:6

* **15:25** Hand 19:21; 20:22

**e 15:26 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**f 15:26 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **15:26 'n bydrae … Jerusalem:** 1 Kor 16:1; 2 Kor 8:1; 9:2,12

* **15:27 die heidene … gedeel het:** Rom 9:4

* **15:27 As … bedien:** 1 Kor 9:11

* **15:30** 2 Kor 1:11; Fil 1:27; Kol 4:3; 2 Thess 3:1

**g 15:30 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**h 16:1 dienares:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "diakones".

**i 16:1 Kenchreë:** Die oostelike hawe van Korinthe.

**j 16:3 Priska en Akwila:** Vgl Hand 18:2,18,26; 1 Kor 16:19; 2 Tim 4:19. Priscilla is die verkleiningsvorm van Priska.

* **16:5 die gemeente … huis:** 1 Kor 16:19

**k 16:5 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **16:5 die eerste … Asië:** 1 Kor 16:15

**l 16:7 Junia:** Ander manuskripte en vertalings lui "Julia", 'n bekende vroulike naam; vgl vs 15. Die vroulike vorm "Junia" kom in Latyn wel algemeen voor, maar is in Grieks ongebruiklik. In die lig van die man-vrou kombinasies in vs 3,15, sou Andronikus en Junia man en vrou, of broer en suster kon wees.

**m 16:7 een … geword:** Die bronteks lui "in Christus geword".

**n 16:11 een … Here:** Die bronteks lui "in die Here".

* **16:13 Rufus:** Mark 15:21

**o 16:14 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. So ook in 16:17.

* **16:16 Groet … soen:** 1 Kor 16:20; 1 Pet 5:14

* **16:17 om mense … hulle af:** Matt 7:15; Tit 3:10

* **16:18 Want … maag:** Fil 3:19

* **16:18 Met … mense:** Kol 2:4; 2 Pet 2:3

* **16:19 Julle gehoorsaamheid … bekend:** Rom 1:8

* **16:19 en ek … kwaad:** Matt 10:16; 1 Kor 14:20

* **16:20** Gen 3:15

* **16:20 Die God … vrede:** Rom 15:33

**p 16:20 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **16:21 Timotheus:** Hand 16:1; 19:22; 20:4; Fil 2:19

* **16:23 Gaius:** Hand 19:29; 1 Kor 1:14

* **16:23 Erastus:** 2 Tim 4:20

**q 16:24** Hierdie seëngroet ontbreek in sommige manuskripte; vgl 16:20.

**r 16:25-27** Hierdie lofprysing ontbreek in sommige manuskripte. Party bevat dit ná 14:23, ander weer ná 15:33, terwyl 'n aantal dit ná 14:23 sowel as ná 15:33 plaas.

* **16:25 openbaring … verswyg was:** Ef 1:9; 3:5,9; Kol 1:26

* **16:26 geloofsgehoorsaamheid:** Rom 1:5

* **16:27** 2 Tim 1:17; Jud vs 25

# DIE EERSTE BRIEF AAN DIE
# KORINTHIËRS



**Inleiding**

*Die Eerste Brief aan die Korinthiërs* is teen 54 of 55 nC uit Efese geskryf. Paulus het vroeër reeds 'n brief aan die Korinthiërs geskryf wat verlore geraak het.

In 1:1 word Paulus en Sostenes as outeurs vermeld. Sostenes is onbekend, maar daar word vermoed dat hy dieselfde persoon is na wie in Handelinge 18:17 verwys word as hoof van die sinagoge in Korinthe. Die persoonlike trant van *1 Korinthiërs* dui daarop dat Paulus die eintlike skrywer was. Soos gewoonlik maak die apostel egter van 'n sekretaris gebruik aan wie hy die brief dikteer.

Die gemeente in Korinthe — 'n kosmopolitiese hawestad in die suide van Griekeland — is in 50 nC deur Paulus gestig op sy tweede sendingreis (Hand 18:11). Hierdie gemeente het Joodse gelowiges ingesluit, maar het hoofsaaklik uit nie-Jode bestaan. Ná 'n verblyf van agtien maande, bly Paulus deurlopend in voeling met hierdie gemeente. Hy waarsku hulle in 'n brief teen gelowiges wat 'n onsedelike lewe lei (5:9), word persoonlik deur Chloë se mense ingelig (1:11), gemeentelede besoek hom (16:15) en hy ontvang ook 'n brief van die gemeente (7:1).

*1 Korinthiërs,* saam met *Romeine, 2 Korinthiërs* en *Galasiërs,* staan bekend as Paulus se hoofbriewe. *1 Korinthiërs* konsentreer op probleme in die gemeente oor groepvorming, huweliksaangeleenthede, die eet van afgodsoffers en die beoefening van geestesgawes. Paulus se standpunte berus op diepgaande Christelike beginsels en sy bespreking van geestesgawes is geldig vir gelowiges van alle tye. 1 Korinthiërs 15 is die sentrale hoofstuk in die Bybel oor die opstanding van Jesus Christus en gelowiges.

Paulus reageer op onsedelikheid in die gemeente soos aan hom oorgedra deur besoeke van gemeentelede, van Chloë se mense en deur 'n brief van die gemeente. Vanuit Jesus Christus se kruis en opstanding as vertrekpunt, beredeneer Paulus verdeeldheid in die gemeente, verdedig hy sy apostelskap, gee hy aanwysings vir getroudes en ongetroudes en veroordeel hy misbruike in die gemeente. Hy bespreek die eenheid van die kerk as die liggaam van Christus.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-3 Briefaanhef
1:4-9 Dankgebed
1:10 — 4:21 Waarskuwing teen groepvorming in die gemeente
5 — 6 Vermaning oor ernstige wantoestande in die gemeente
7:1 — 11:1 Beantwoording van navrae uit die gemeente
11:2 — 14:40 Probleme rondom die erediens en genadegawes
15 Die opstanding
16:1-12 Insameling vir die gemeente in Jerusalem en Paulus se reisplanne
16:13-22 Versoeke en groete
16:13-24 Seën en liefdesgroet

**1** 1 Paulus, deur die wil van God 'n geroepe •apostel van •Christus
Jesus, en die broer[a] Sostenes,
2 aan die gemeente van God in Korinthe wat in Christus Jesus
geheilig is deur God — geroepe •heiliges, saam met almal wat op elke
plek die Naam van ons Here Jesus Christus aanroep, hulle Here en ons
Here:
3 Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus.

#### Danksegging

4 Ek dank my God deurentyd oor julle en vir die genade van God
wat aan julle gegee is in •Christus Jesus. 5 Want deur Hom is julle in
alle opsigte verryk in elke woord en in alle kennis. 6 Net so is die
getuienis oor Christus stewig onder julle gevestig, 7 sodat julle, terwyl
julle wag op die openbaarmaking van ons Here Jesus Christus,* nie in
enige genadegawe tekort skiet nie. 8 *Hy sal julle ook tot aan die einde
standvastig maak sodat julle sonder blaam sal wees op die dag van ons
Here Jesus Christus. 9 God is getrou,* deur wie julle geroep is tot
gemeenskap met sy Seun, Jesus Christus, ons Here.*

#### Verdeeldheid in die gemeente

10 Ek pleit by julle, broers,[b] in die Naam van ons Here Jesus
•Christus, dat julle almal eenstemmig sal wees en dat daar nie
verdeeldheid onder julle sal wees nie, maar dat julle volkome
eensgesind mag wees, met dieselfde denkwyse en dieselfde
oortuiging.* 11 My broers, ek is deur Chloë se mense ingelig dat daar
twiste onder julle is. 12 *Wat ek bedoel, is dat elkeen van julle sê: “Ék
is van Paulus”, of: “Ék van Apollos”,* of: “Ék van Sefas”,* of: “Ék van
Christus”. 13 Is Christus verdeel? Paulus is tog nie vir julle gekruisig
nie? Of is julle dan in die naam van Paulus gedoop? 14 Ek dank God
dat ek, afgesien van Krispus* en Gaius,* nie een van julle gedoop het
nie, 15 sodat niemand kan sê dat julle in my naam gedoop is nie. 16 Ek
het wel die huisgesin van Stefanas* gedoop, maar verder weet ek nie
van iemand anders wat ek gedoop het nie. 17 Christus het my immers
nie gestuur om te doop nie, maar om die evangelie te verkondig* —
nie met wysheid van woorde nie, sodat die kruis van Christus nie van
sy krag ontneem word nie.

#### Christus is die krag en wysheid van God

18 *Die boodskap van die kruis is immers dwaasheid vir diegene wat
verlore gaan, maar vir ons wat verlos word, is dit die krag van God. 19
Want daar staan geskryf:

“Ek sal die wysheid van die wyses tot niet maak
en die insig van die verstandiges verwerp.”*

20 Waar is die wyse man,* waar die skrifkenner,* waar die redevoerder
van hierdie wêreld? Het God dan nie die wysheid van die wêreld
dwaasheid laat word nie?* 21 *Trouens, deur die wysheid van God het
die wêreld Hom nie deur wysheid leer ken nie. God het verkies om
hulle wat glo te verlos deur die dwaasheid van die verkondiging. 22
Die Jode vra tekens* en die Grieke soek wysheid.* 23 Ons egter,
verkondig 'n gekruisigde •Christus. Vir die Jode is dit 'n struikelblok*
en vir die nie-Jode 'n dwaasheid.* 24 Maar vir diegene wat geroep is,
Jode sowel as Grieke, is Christus die krag van God en die wysheid van
God.* 25 Want die dwaasheid van God is wyser as dié van mense, en
die swakheid van God is sterker as dié van mense.*

26 *Broers,[c] let op julle roeping. Menslik gesproke is daar onder julle
nie baie wyses, nie baie invloedrykes of mense van adellike afkoms
nie. 27 Maar die dwaashede van die wêreld het God uitgekies om die
wyses te beskaam, en die swakhede van die wêreld het God uitgekies
om die sterkes te beskaam, 28 en die onbelangrike en veragtelike dinge
van die wêreld het God uitgekies — dit wat niks is, om wat wél iets
was, tot niet te maak, 29 *sodat geen mens voor God kan roem nie. 30
Deur Hom is julle in Christus Jesus, wat vir ons die wysheid geword
het wat van God kom: regverdiging[d] sowel as heiliging en bevryding.*
31 Daarom, soos daar geskryf staan: “Dié wat roem, moet in die Here
roem.”*

**Paulus se prediking van die kruis**

**2** 1 *Wat my betref, broers,e toe ek na julle toe gekom het, het ek
nie gekom om met verhewe woorde of wysheid God se geheimenis aan
julle te verkondig nie. 2 *Ek het besluit om by julle niks anders te weet
nie as Jesus •Christus, en Hom as gekruisigde. 3 *Daarby het ek in
swakheid na julle toe gekom, vol vrees en bewing. 4 *My lering en my
verkondiging het nie berus op oorredende woorde van wysheidf nie,
maar op bewyse van die Gees en van krag, 5 sodat julle geloof nie op
die wysheid van mense berus nie, maar op die krag van God.
6 Vir diegene wat volwasse is in geloof,* is wat ons sê wel wysheid,
nie die wysheid van hierdie wêreld of van hierdie wêreld se heersers
nie — hulle gaan in elk geval tot niet. 7 Wat ons sê, is immers God se
verborge wysheid* wat Hy voor alle tye vir ons heerlikheid bestem
het, maar wat verhul gebly het. 8 *Nie een van die heersers van hierdie
wêreld het hierdie wysheid geken nie, want as hulle het, sou hulle nie
die Here van heerlikheid* gekruisig het nie. 9 Maar soos daar geskryf
staan:

> "Wat die oog nie gesien het, die oor nie gehoor het
> en in die hart van 'n mens nie opgekom het nie,*
> dit het God voorberei vir diegene wat Hom liefhet."*

10 Maar aan ons het God dit deur die Gees geopenbaar,* want die Gees
ondersoek alles, ook die dieptes van God. 11 Want watter mens ken die
dieptes van 'n mens, behalwe sy eie gees in hom?* Net so ken niemand
die dieptes van God nie, behalwe die Gees van God. 12 Ons het tog nie
die gees van die wêreld ontvang nie, maar die Gees wat van God kom,
sodat ons kan weet wat God genadiglik aan ons geskenk het.* 13 *Ons
praat ook oor hierdie dinge, nie met woorde wat menslike wysheid
ons leer nie, maar met woorde wat die Gees ons leer, terwyl ons
geestelike dinge met geestelike dinge beoordeel. 14 *Maar 'n
niegeestelike mens aanvaar nie wat van die Gees van God kom nie; vir
hom is dit immers dwaasheid* en hy kan dit nie begryp nie, omdat dit
slegs geestelik beoordeel kan word. 15 Die geestelike mens beoordeel
egter alle dinge,* hoewel hyself deur niemand beoordeel kan word
nie.

> 16 "Wie het tog die Here se denke begryp
> om vir Hom te kan voorskryf?"*

Wat ons betref, ons het die denkwyse van •Christus.

### Groepvorming rondom leiers

**3** 1 *Wat my betref, broers,[g] ek kon nie met julle praat soos met
geestelike mense nie, maar wel soos met wêreldse mense, soos met
suigelinge, in •Christus. 2 Ek het julle melk gegee om te drink, nie
vaste kos nie,* omdat julle nog nie daartoe in staat was nie. Selfs nou
is julle nog nie daartoe in staat nie, 3 want julle is steeds wêrelds.
Waar daar onder julle afguns en onenigheid is,* is julle dan nie
wêrelds en gedra julle julle dan nie soos wêreldse mense nie? 4 Elke
keer as een van julle sê: “Ek is van Paulus,” en 'n ander: “Ek van
Apollos,”* is julle nie wêreldse mense nie? 5 Wat is Apollos* nou
eintlik? En wat is Paulus? Hulle is dienaars deur wie julle tot geloof
gekom het, soos die Here dit vir elkeen van hulle gegee het. 6 Ek het
geplant,* Apollos het natgegooi,* maar God het laat groei. 7 Daarom is
nóg hy wat plant, nóg hy wat natgooi iets, maar slegs God wat laat
groei. 8 Dit is een wat plant en dit is een wat natgooi,[h] en elkeen sal sy
loon volgens sy eie arbeid ontvang. 9 Ons is medewerkers van God;
julle is God se saailand,* God se bouwerk.*

### Gelowiges as die tempel van God

10 Volgens die genade deur God aan my gegee,* het ek soos 'n
bedrewe bouer* 'n fondament gelê, en 'n ander bou daarop. Elkeen
moet egter let op hoe hy daarop bou. 11 *Want niemand kan 'n ander
fondament lê[i] as wat reeds gelê is nie — dit is Jesus •Christus. 12 Of
iemand nou op die fondament bou met goud, silwer, kosbare stene,
hout, gras of strooi — 13 *elkeen se werk sal duidelik word, want dié
dag sal dit aan die lig bring. Deur vuur sal dit geopenbaar word en die
vuur sal die gehalte van elkeen se werk op die proef stel. 14 As iemand
se bouwerk behoue bly, sal hy sy loon ontvang. 15 As iemand se werk
verbrand word, sal hy skade ly — hoewel hy self gered sal word, maar
soos deur vuur heen.* 16 *Weet julle nie dat julle 'n tempel van God is
en dat die Gees van God in julle woon nie? 17 As iemand die tempel
van God skade aandoen, sal God hom skade aandoen, want die tempel
van God is heilig, en dié tempel is julle.

18 Laat niemand homself bedrieg nie. As iemand onder julle in
hierdie wêreld meen dat hy wys is, laat hom dwaas word, sodat hy
wys kan word, 19 want die wysheid van hierdie wêreld is dwaasheid
by God. Daar staan immers geskryf:

> “Hy vang die wyses deur middel van hulle eie slinksheid;”*

20 en ook:

“Die Here ken die redenasies van die wyses, dat dit niksseggend is.”*

21 Daarom moet niemand op mense roem nie. Alles behoort tog aan
julle: 22 Of dit Paulus of Apollos of Sefas,[j] of die wêreld of lewe of
dood, of teenswoordige of toekomstige dinge is — alles behoort aan
julle. 23 Maar julle behoort aan •Christus, en Christus aan God.

**Die bediening van die apostels**

**4** 1 Só moet mense ons beskou: as diensknegte van •Christus en as
bedienaars van die verborgenhede van God. 2 *Boonop word van sulke
bedienaars verwag dat elkeen van hulle getrou bevind sal word. 3 Vir
my is dit die minste of ek deur julle of deur enige menslike regbank
beoordeel word; trouens, ek beoordeel nie eers myself nie. 4 Ek is nie
bewus van enigiets teen my nie, maar dit beteken nie dat ek
vrygespreek is nie.* Hy wat my beoordeel, is die Here. 5 Gevolglik
moet julle nie reeds oordeel voordat die Here kom nie. Hy sal die
verborge dinge van die duisternis aan die lig bring en die bedoelings
van die hart blootlê. Dan sal elkeen afsonderlik van God lof ontvang.*
6 Hierdie dinge, broers,k het ek om julle onthalwe op myself en
Apollos van toepassing gemaak, sodat julle deur ons kan leer om julle
nie te verhef bo wat geskryf is nie, sodat niemand homself belangrik
sal ag omdat hy vir die een is en teen 'n ander nie.* 7 Want wie ag jou
belangrik? En wat besit jy wat jy nie ontvang het nie?* As jy dit dan
ontvang het, waarom spog jy asof jy dit nie ontvang het nie? 8 Julle is
mos reeds versadig! Julle is reeds ryk! Sonder ons het julle soos
konings begin regeer.* Het julle maar waarlik regeer, sodat ons saam
met julle kon regeer!* 9 Dit lyk vir my of God ons •apostels as die heel
laastes aangewys het, asof ons ter dood veroordeel is,* omdat ons 'n
skouspel geword het vir die wêreld, vir engele sowel as vir mense. 10
*Ons is dwaas ter wille van Christus, maar julle is verstandig in
Christus; ons is swak, maar julle sterk; julle geëerd, maar ons sonder
eer. 11 *Tot op hierdie oomblik ly ons honger en dors, is karig geklee,
word geslaan, swerf dakloos 12 en swoeg deur met ons eie hande te
werk.* Word ons beledig, seën ons;* word ons vervolg, verdra ons; 13
word ons belaster, antwoord ons beleefd. Soos die vullis van die
wêreld het ons geword,* soos die skuim van die samelewing — tot nou
toe.
14 Ek skryf nie hierdie dinge om julle skaam te maak nie, maar om
julle as my geliefde kinders tereg te wys. 15 Want selfs al het julle 'n
menigte opvoeders in •Christus, het julle nie baie vaders nie. Deur die
evangelie het ek in Christus Jesus julle vader geword.* 16 Ek doen dus
'n ernstige beroep op julle: Wees my navolgers.* 17 Om hierdie rede
het ek Timotheus, my geliefde en getroue kind in die Here, na julle
gestuur. Hy sal julle herinner aan my lewenswyse in Christus Jesus*
soos wat ek oral, in elke gemeente, onderrrig gee. 18 Sommige van
julle het verwaand geword, asof julle aangeneem het dat ek nie na
julle kom nie, 19 maar as die Here wil, sal ek binnekort na julle kom.*
Dan sal ek die verwaandes se krag leer ken en nie net hulle gepraat

nie, **20** *want die •koninkryk van God bestaan nie uit 'n gepraat nie,
maar uit krag. **21** Wat verkies julle? Dat ek met 'n slaanstok na julle
kom, of in liefde en 'n gees van sagmoedigheid?

**Onsedelikheid in die gemeente**

5 1 'n Mens hoor werklikwaar van onsedelikheid onder julle en dan
'n soort onsedelikheid wat selfs nie onder die heidene geduld word
nie: dat 'n man met sy pa se vrou saamleef.* 2 Tog is julle steeds
hoogmoedig! Moes julle nie eerder treur en toesien dat hy wat hierdie
daad gepleeg het uit julle midde verwyder word nie? 3 Wat my betref,
alhoewel ek liggaamlik afwesig is, is ek in die gees by julle.* Asof
teenwoordig, het ek reeds die man wat so 'n ding gedoen het,
geoordeel. 4 Wanneer julle in die Naam van ons Here Jesus vergader
en ek in die gees teenwoordig is, moet julle met die krag van ons Here
Jesus 5 só 'n mens aan Satanl oorgee om sy sondige aard te vernietig,*
sodat sy gees op die dag van die Here verlos mag word.
6 Julle grootpratery is nie mooi nie. Weet julle dan nie dat 'n klein
bietjie suurdeeg die hele mengsel deursuur nie?* 7 Verwyder die ou
suurdeegsodat julle nuwe deeg kan wees, soos julle inderdaad
ongesuurde brood is.* Want ook ons paaslam, •Christus, is geslag.m 8
*Laat ons daarom feesvier, nie met ou suurdeeg, die suurdeeg van
kwaad en boosheid nie, maar met die ongesuurde brood van
opregtheid en waarheid.
9 Ek het in my brief aan julle geskryf om nie met onsedelikes te
meng nie.* 10 Daarmee het ek beslis nie die onsedelikes van hierdie
wêreld bedoel nie, of die gierigaards en rowers of afgodedienaars nie,
want dan sou julle uit die wêreld moes weggaan. 11 Nóú skryf ek aan
julle om nie te meng met iemand wat 'n gelowigen genoem word,
maar 'n onsedelike of 'n gierigaard is, of 'n afgodedienaar of 'n
kwaadprater of 'n dronkaard of 'n rower nie; met so iemand moet julle
nie eers saam eet nie.* 12 Waarom sou ek die buitestanders* oordeel?
Moet julle nie eerder diegene in julle eie geledere oordeel nie? 13 God
sal die buitestanders oordeel. "Verwyder die slegte mens uit julle
midde."*

### Vermy heidense regters

**6** 1 Hoe durf enigeen van julle wat 'n klag teen 'n ander het, dit
deur die onregverdiges laat besleg en nie deur •heiliges nie? 2 Of weet
julle nie dat die heiliges die wêreld sal oordeel nie?* As die wêreld
dan deur julle geoordeel gaan word, is julle onbevoeg vir die nietigste
regsake? 3 Weet julle nie dat ons engele sal oordeel nie? Hoeveel te
meer die dinge van die alledaagse lewe? 4 As julle 'n regsgeding oor
alledaagse sake het, laat julle dit besleg deur mense wat geen aansien
in die gemeente het nie? 5 Ek sê hierdie dinge om julle te beskaam. Is
daar dan nie eers een wyse onder julle wat in staat is om reg te spreek
oor sy broer[o] nie? 6 Maar daag 'n gelowige 'n medegelowige eerder
voor die hof, en dit voor ongelowiges? 7 Dit is reeds 'n volslae
nederlaag vir julle dat julle hofsake teen mekaar maak.* Waarom ly
julle nie liewer onreg nie? Waarom laat julle julle nie besteel nie? 8
Maar júlle besteel en pleeg onreg en dit nogal teenoor broers.[p]

### Waarskuwing teen 'n goddelose lewe

9 *Weet julle nie dat onregverdiges die •koninkryk van God nie sal
beërf nie? Laat julle nie mislei nie: geen onsedelikes of afgodedienaars
of egbrekers of manlike prostitute of mans wat met mans intiem
verkeer, 10 of diewe, geldgieriges, dronkaards, kwaadpraters of
rowers, sal die koninkryk van God as erfdeel ontvang nie. 11 *So was
sommige van julle ook, maar julle is gewas, julle is geheilig en julle is
vrygespreek in die Naam van die Here Jesus •Christus en deur die
Gees van ons God.

### Verheerlik God met jou liggaam

12 "Alles is my geoorloof,"[q] maar nie alles is voordelig nie.* "Alles is
my geoorloof," maar ek sal my deur niks laat oorheers nie. 13 "Kos is
vir die maag en die maag vir kos," maar God sal die een en ook die
ander vernietig. Die liggaam is tog nie daar vir onsedelikheid nie,
maar vir die Here, en die Here vir die liggaam.* 14 *Deur sy krag het
God die Here opgewek en sal Hy ons ook opwek. 15 Weet julle nie dat
julle liggame ledemate van •Christus is nie?* Sal ek dan die ledemate
van Christus neem en deel maak van 'n prostituut? Beslis nie! 16 Of
weet julle nie dat iemand wat met 'n prostituut gemeenskap het, een
liggaam met haar word nie? Daar staan immers: "Die twee sal een
liggaam wees."* 17 *Maar die persoon wat homself aan die Here
verbind, is een gees met Hom. 18 Vlug weg van onsedelikheid! Elke
sonde wat 'n mens doen, is buite sy liggaam, maar iemand wat
onsedelik optree, sondig teen sy eie liggaam. 19 Of weet julle nie dat

julle liggaam, wat julle van God ontvang het, 'n tempel is van die
Heilige Gees in julle* en dat julle nie aan julleself behoort nie? **20**
Want julle is duur gekoop.* Verheerlik God dan met julle liggaam.*

**Vrae oor die huwelik**

7 1 Verder, met verwysing na waaroor julle geskryf het: “Dit is
goed vir 'n man om nie met 'n vrou omgang te hê nie.”[r] 2 Maar om
onsedelikheid te voorkom, behoort elke man sy eie vrou te hê en elke
vrou haar eie man. 3 Die man moet sy huweliksplig teenoor sy vrou
nakom, en net so die vrou teenoor haar man. 4 Die getroude vrou het
nie seggenskap oor haar eie liggaam nie, maar haar man wel; net so
het die man ook nie seggenskap oor sy eie liggaam nie, maar sy vrou
wel. 5 Moet julle nie van mekaar weerhou nie, behalwe as julle
ooreenkom op 'n beperkte tyd om julle aan gebed te wy. En kom dan
weer bymekaar, sodat Satan[s] julle nie verlei as gevolg van julle gebrek
aan selfbeheersing nie. 6 Dit sê ek as toegewing, nie as voorskrif nie. 7
*Ek wens alle mense kon soos ek wees; maar elkeen het 'n eie gawe
van God ontvang, die een dit, die ander iets anders.
8 Vir die ongetroudes en die weduwees sê ek dat dit vir hulle goed
is om ook soos ek te bly. 9 Maar as hulle nie hulleself kan beheer nie,
moet hulle trou,* want dit is beter om te trou as om van begeerte te
brand.

**Geen egskeiding vir gelowiges nie**

10 Aan die wat getroud is, gee ek die opdrag — nie ek nie, maar die
Here — dat 'n vrou nie van haar man mag skei nie. 11 As sy tog skei,
moet sy ongetroud bly of haar met haar man versoen. 'n Man mag ook
nie van sy vrou skei nie.*
12 Maar aan die ander sê ek — nie die Here nie: As 'n broer[t] 'n
ongelowige vrou het wat instem om by hom te bly, moet hy nie van
haar skei nie, 13 en 'n vrou met 'n ongelowige man wat instem om by
haar te bly, moet nie van hom skei nie. 14 *Die ongelowige man is
immers deur sy gelowige vrou geheilig, en die ongelowige vrou is
deur haar gelowige man geheilig; anders sou hulle kinders onrein
wees, maar nou is hulle heilig. 15 As die ongelowige egter wil skei,
laat hom skei; in sulke gevalle is die broer of suster[u] nie gebonde nie.
God het julle egter geroep om in vrede te leef.* 16 Want hoe weet jy,
vrou, of jy nie jou man sal red nie?* Of hoe weet jy, man, of jy nie jou
vrou sal red nie?

**Die gelowige is geroep om in sy situasie te bly**

17 Hoe ook al, laat elkeen leef in ooreenstemming met wat die Here
aan hom toegedeel het, soos God elkeen geroep het.* En so reël ek ook
in al die gemeentes. 18 Iemand wat besny was toe hy geroep is, moet
dit nie ongedaan laat maak nie. Iemand wat onbesny was toe hy

* **14:15 gees … sing:** Ef 5:19

**w 14:16 •*amen*:** Dit is waar.

**x 14:20 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **14:20 moenie kinders … denke nie:** Ef 4:14

* **14:20 maar volwassenes … denke:** Fil 3:15

**y 14:21 wet:** Dit verwys hier na die Skrifte van die Ou Testament.

* **14:21 in vreemde … luister nie:** Jes 28:11-12; Deut 28:49

* **14:23** Hand 2:13

* **14:24 tot verantwoording geroep:** Joh 16:8

* **14:25 Werklik … midde:** Jes 45:14; Dan 2:47; Sag 8:23; Joh 4:19

**z 14:26 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **14:26 Wanneer … uitleg:** 1 Kor 11:18; 12:8-10

* **14:26 Laat … geskied:** Ef 4:12

* **14:29 die ander … beoordeel:** Hand 17:11; 1 Thess 5:21

* **14:34 maar moet hulleself … sê:** Gen 3:16; 1 Kor 11:3; Ef 5:22; 1 Tim 2:12; Tit 2:5

* **14:37 die dinge … Here:** 1 Joh 4:6

**a 14:39 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **14:40** 1 Kor 14:33; Kol 2:5

**b 15:1 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**c 15:3 Christus … Skrifte:** Toespeling op Jes 53:8-9 as heenwysing na Jesus Christus.

**d 15:4 op die … Skrifte:** Toespeling op Ps 16:10; Hos 6:2; Jona 1:17 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 12:40; Hand 2:24-32.

**e 15:5 Sefas:** •Petrus se Aramese naam, dit beteken ‘rots’.

* **15:5 en Hy … verskyn:** Luk 24:34

* **15:5 die twaalf:** Matt 28:16-17; Mark 16:14; Luk 24:36; Joh 20:19

**f 15:6 ontslaap:** Tegniese term vir Christene wat sterf.

* **15:7 aan … apostels:** Luk 24:50

* **15:8** Hand 9:3-6; 1 Kor 9:1

* **15:9 Want … apostels:** Ef 3:8; 1 Tim 1:15; Matt 5:19

* **15:9 omdat … vervolg het:** Hand 8:3

* **15:10 Sy … vergeefs nie:** 2 Kor 6:1

* **15:10 ek het … ander:** 2 Kor 11:5,23

* **15:15 ons teen … kan word nie:** Hand 1:22; 4:33; 5:32

**g 15:20 eersteling … ontslapenes:** "Eersteling" verwys na die eerste vrug of oes waarop die volle oes sal volg. In daardie sin word Christus genoem "die eersteling van die ontslapenes"; vgl Kol 1:18.

* **15:21** Gen 3:17-19; Rom 5:12,18

* **15:23** 1 Thess 4:16; Op 20:5

* **15:24 aan God … oorgee:** Dan 2:44

* **15:25** Ps 110:1; Matt 22:44

**h 15:25 onder … gestel het:** Dit dui op die onderwerping van die vyand.

* **15:26** Op 20:14; 21:4

**i 15:27 Want … gestel:** Aanhaling uit Ps 8:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Ps 110:1.

* **15:30** Rom 8:36

* **15:31 van dag … verkeer:** 2 Kor 4:10-11

**j 15:31 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**k 15:32 wilde diere:** Soos in Ps 17:12; 22:13-22 figuurlik vir sy baie en vyandige teenstanders; vgl 1 Kor 6:9.

* **15:32 laat … ons:** Jes 22:13b; 56:12; Luk 12:19-20

* **15:33 Slegte … sedes:** Vgl Menander, *Thais* (218)

* **15:34 Wees … denke:** Rom 13:11; Ef 5:14

* **15:34 Sommige … God nie:** Hand 26:8

* **15:34 Dit sê … skande:** 1 Kor 6:5

* **15:36** Joh 12:24

* **15:38** Gen 1:11

* **15:43** Fil 3:20-21

l **15:45** **Die eerste ... geword:** Paulus voeg die woorde “eerste” en “Adam” in die aanhaling uit Gen 2:7 in.

* **15:45** **Die laaste ... Gees geword:** Joh 6:63; 2 Kor 3:6,17

* **15:47** **Die eerste ... stoflik:** Gen 2:7

**m** **15:47** **mens:** Verwys na Christus.

**n** **15:48** **mens:** Verwys na Christus.

* **15:49** **die beeld ... gedra het:** Gen 5:3

**o** **15:49** **mens:** Verwys na Christus.

* **15:50** 1 Kor 6:13

**p** **15:50** **broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**q** **15:51** **ontslaap:** Tegniese term vir Christene wat sterf.

* **15:52** **'n Basuin ... opgewek word:** Matt 24:31

* **15:51-52** **maar ons sal almal ... opgewek word:** 1 Thess 4:15-17

* **15:53** 2 Kor 5:4

* **15:54** **Die dood ... in oorwinning:** Jes 25:8

* **15:55** Hos 13:14

* **15:56** **Die angel ... sonde:** Rom 7:13

* **15:56** **en die krag ... wet:** Rom 6:14

* **15:58** **julle arbeid ... is nie:** 2 Kron 15:7; Op 14:13

* **16:1** **Wat die ... betref:** Hand 11:29; Rom 15:25-26; 2 Kor 8:9; Gal 2:10

**r** **16:2** **eerste ... week:** Letterlik ‘op die eerste van die Sabbatte’, dws Sondag; vgl Joh 20:19; Hand 20:7.

**s** **16:5** **Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **16:5 want ek … reis:** Hand 19:21

* **16:6** Rom 15:24; Tit 3:12

* **16:7 indien … toelaat:** Hand 18:21

* **16:8** Hand 19:1,10

* **16:8 Pinkster:** Lev 23:15-21; Deut 16:9-11

* **16:9 want … oopgegaan:** Hand 19:8-10; 2 Kor 2:12; Kol 4:3; Op 3:8

* **16:10 As … kom:** 1 Kor 4:17

* **16:10 want soos … Here:** Fil 2:20

* **16:11 daarom … minag nie:** 1 Tim 4:12

* **16:12 Apollos:** Hand 18:24; 1 Kor 1:12; 3:5-6

* **16:13 wees manhaftig … sterk:** Ps 31:24; Ef 6:10

**t 16:15 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **16:15 Stefanas … huisgesin:** 1 Kor 1:16

**u 16:15 eerste bekeerlinge:** Letterlik ‘eersteling’. Verwys na die eerste gerwe van die oes wat aan God toegewy word; vgl Rom 11:16; 16:15.

**v 16:15 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **16:18 Gee … mense:** Fil 2:29; 1 Thess 5:12

**w 16:19 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **16:19 Akwila en Priska:** Hand 18:2,18,26; Rom 16:3

* **16:19 gemeente … bymekaarkom:** Rom 16:5

* **16:20 Groet mekaar … soen:** Rom 16:16; 2 Kor 13:12; 1 Pet 5:14

* **16:21** Kol 4:18; 2 Thess 3:17

**x 16:22 *Marana ta:*** Aramees vir ‘Kom, ons Here’, of ‘Ons Here het gekom’; vgl Gal 1:8-9.

# DIE TWEEDE BRIEF AAN DIE
# KORINTHIËRS

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 13

**Inleiding**

Nadat Paulus *1 Korinthiërs* in 54 of 55 nC geskryf het, verneem hy van 'n krisis in die Korinthiese gemeente. Ná 'n dringende besoek aan die gemeente wat vir hom uiters pynlik verloop het (2 Kor 2:1), skryf hy "deur baie trane heen" 'n streng brief en gee dit vir Titus om in die gemeente te gaan aflewer (2 Kor 2:3-4; 7:8-13). Hy ontmoet Titus later in Masedonië. Laasgenoemde kom met die goeie nuus dat die Korinthiërs se gesindheid teenoor Paulus verander het (2 Kor 7:5-16). Verlig en vol vreugde skryf Paulus *Die Tweede Brief aan die Korinthiërs* vanuit Masedonië, waarskynlik in die najaar van 55 nC.

In die aanhef (1:1) vermeld Paulus Timotheus as die medeskrywer van hierdie brief. Hyself is sonder twyfel die eintlike outeur. Hy kon egter van 'n sekretaris gebruik gemaak het om die brief op skrif te stel.

Vir die ontstaan en samestelling van hierdie gemeente, asook die probleme wat weldra aldaar ontstaan het, vergelyk die inleiding tot *1 Korinthiërs*. In *2 Korinthiërs* tree nuwe probleme na vore. In 'n stadium is Paulus openlik geopponeer sonder dat die res van die gemeente vir hom in die bresse getree het (2:1-11; 7:5-13). Boonop duld die gemeente die optrede van vals apostels wat Paulus se bediening ondermyn (10-13).

Naas *Galasiërs* is *2 Korinthiërs* die mees persoonlike van Paulus se briewe. Die bevraagtekening van sy bediening is vir hom 'n saak van diepe droefheid. Die grootste deel van *2 Korinthiërs* gaan oor die herstel van die apostel se verhouding met hierdie gemeente, wat immers uit sy pioniersarbeid ontstaan het.

Paulus se reaksie op die situasie in die gemeente word gereflekteer in sy gelaaide taalgebruik. Dit bring mee dat dit soms moeilik is om sy gedagtegang te volg. Terselfdertyd bevat *2 Korinthiërs* besondere stilistiese hoogtepunte wat veral deur die gebruik van ironie in hoofstukke 10 — 13 na vore tree. Trouens, die inhoud en trant van hierdie vier hoofstukke verskil so sterk van die res van *2 Korinthiërs* dat wyd vermoed word dat hierdie hoofstukke die sogenaamde "tranebrief" bevat waarna die apostel in 2:3-4 en 7:8-13 verwys.

In *2 Korinthiërs* verdedig Paulus die evangelie en sy gesag as apostel van Jesus Christus. Daarom gee hierdie brief aan ons 'n besondere insig in Paulus se verstaan van die evangeliebediening. Hy het dié bediening van die Here ontvang. Daarom verkondig hy nie homself nie (3:5-6), maar slegs Christus as Here (4:5), selfs te midde van persoonlike opoffering en lyding (4:7-18; 6:3-10; 11:23-33). Die bediening van die nuwe verbond deur die Gees skitter van heerlikheid (3:11), al word hierdie kosbare skat in breekbare kleipotte gedra (4:1). Die apostel en sy medewerkers is gesante van Christus wat die boodskap van versoening verkondig (5:11-21). Op geen ander plek in die Bybel word die wese van versoening so in diepte geskets as in *2 Korinthiërs* nie. Die gemeente word geteken as 'n brief van Christus (3:3), as die tempel van die lewende God (6:14). Hulle moet hulle Christelike vrygewigheid sigbaar maak deur die kollekte vir die gelowiges in Jerusalem (8 — 9). En hulle word ernstig opgeroep om te waak teen die valse apostels wat die evangelie bedreig (10 — 13).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-2 Briefaanhef
1:3-7 Lofprysing

1:8 — 7:16 Aspekte van die apostel se verhouding tot die gemeente
8:1 — 9:15 Insameling vir die behoeftige gelowiges in Judea
10 — 12 Paulus verdedig sy gesag as apostel teenoor dié van die vals apostels
13:1-12 Laaste mededelings, opdragte en groete
13:13 Seëngroet

**1** 1 Paulus, 'n •apostel van •Christus Jesus deur die wil van God,* en
die broer Timotheus,
aan die gemeente van God wat in Korinthe is, saam met al die
•heiliges in die hele Agaje:[a]
2 *Genade en vrede vir julle van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus.

#### God se bystand in beproewing

3 Lofwaardig is die God en Vader van ons Here Jesus Christus,* die
Vader van barmhartigheid en God van alle bemoediging.* 4 Hy
bemoedig ons in al ons verdrukkings, sodat ons hulle wat in
allerhande verdrukkings verkeer, kan bemoedig met die bemoediging
waarmee ons self deur God bemoedig word; 5 *want net soos Christus
se lyding oorvloedig oor ons kom, so is ook ons bemoediging
oorvloedig deur Christus. 6 *As ons dan verdruk word, is dit ter wille
van julle bemoediging en redding; as ons bemoedig word, is dit ter
wille van julle bemoediging, wat tot uitdrukking kom in julle
verdraagsaamheid van dieselfde lyding as wat ons ervaar. 7 Ons hoop
vir julle is seker, omdat ons weet dat, soos julle deel het aan die
lyding, julle ook so deel het aan die bemoediging.
8 Want, broers,[b] ons wil nie hê julle moet onkundig wees oor die
verdrukking wat ons in Asië[c] beleef het nie,* dat die swaarkry wat ons
verduur het, ver bo ons kragte was, sodat ons selfs aan ons lewe
gewanhoop het. 9 Trouens, wat onsself betref, het ons al as't ware die
doodsvonnis oor ons ontvang; maar dit was sodat ons nie op onsself
sou vertrou nie, maar op God, wat die dooies opwek, 10 Hy wat ons uit
so 'n groot doodsgevaar gered het en sal red. Op Hom is ons hoop
gevestig dat Hy ons weer sal uitred.* 11 Hiertoe dra julle ook by deur
julle gebede vir ons, sodat deur bemiddeling van baie mense namens
ons dank betuig kan word vir die genadegawe aan ons.

#### Spanning oor Paulus se besoek

12 Ons roem is juis dit: die getuienis van ons gewete* dat ons in die
wêreld, en veral teenoor julle, opgetree het in opregtheid[d] en met
eerlikheid wat van God kom* — ook nie deur menslike wysheid nie,*
maar deur die genade van God. 13 Ons skryf immers aan julle niks
anders as wat julle lees en ook verstaan nie. En ek hoop dat julle later
ten volle sal verstaan 14 — soos julle ons ook ten dele verstaan het —
dat óns julle roem op die dag van ons Here Jesus* sal wees,* net soos
júlle ook ons s'n sal wees.
15 In hierdie vertroue wou ek vroeër na julle kom, sodat julle 'n
tweede guns kon ontvang. 16 *Ek wou by julle langs deurreis na

Masedonië,[e] om weer van Masedonië af na julle terug te kom, en deur
julle na Judea toe voortgehelp te word. **17** Ek het tog nie ligtelik
gehandel toe ek my dit voorgeneem het nie? Of beplan ek wat ek
beplan uit menslike swakheid,* sodat wat my betref "ja, ja" tegelyk
"nee, nee" kan wees? **18** Maar God is getrou — ons woorde aan julle is
nie tegelyk "ja" en "nee" nie; **19** want Jesus •Christus, die •Seun van
God, wat deur ons aan julle verkondig is, deur my en Silvanus en
Timotheus,* was nie "ja" én "nee" nie — inteendeel, in Hom het dit
"ja" geword. **20** Want hoeveel beloftes van God daar ook mag wees, in
Hom is hulle "ja"; daarom sê ons deur Hom "•*amen*" aan God, tot sy
eer.* **21** Dit is God wat ons saam met julle in Christus 'n vaste
fondament gegee het, en ons gesalf het;* **22** wat ons ook verseël* en die
Gees as waarborg[f] in ons harte gegee het.*

**23** Wat my betref, ek roep God as getuie oor my* dat ek juis om julle
te spaar, nog nie weer na Korinthe gekom het nie. **24** Nie dat ons oor
julle geloof wil baasspeel nie* — inteendeel, ons is medewerkers aan
julle vreugde. Julle staan immers vas in die geloof.

**2** 1 Dit het ek my dus voorgeneem: om nie weer met droefheid na
julle te kom nie.* 2 Immers, as ék julle bedroef maak, wie anders kan
my bly maak as die een wat ek bedroef gemaak het? 3 En dit is presies
wat ek geskryf het, sodat ek nie, wanneer ek kom, bedroef word deur
hulle wat my moes bly maak nie. Ek vertrou op julle almal, dat my
vreugde julle almal s'n sal wees. 4 Want met groot kwelling en angs in
my hart het ek deur baie trane heen aan julle geskryf,* nie om julle te
bedroef nie, maar dat julle kan weet van die liefde wat ek in so 'n
groot mate teenoor julle koester.

#### Liefde en vergifnis vir die oortreder

5 *Maar as iemand droefheid veroorsaak het, is dit nie vir my wat hy
bedroef het nie, maar sonder om te oordryf, in 'n mate julle almal. 6
Vir so iemand is hierdie teregwysing deur die meerderheid genoeg.* 7
Gevolglik moet julle hom in plaas daarvan eerder vergewe en
bemoedig, sodat iemand soos hy nie dalk deur oormatige droefheid
verteer word nie.[g] 8 Daarom vermaan ek julle ernstig om julle liefde
aan hom te herbevestig. 9 Want vir dié doel het ek ook geskryf: om
julle betroubaarheid te leer ken, of julle in elke opsig gehoorsaam is.*
10 En vir hom wat julle iets vergeef, vergeef ek ook. Wat ek inderdaad
vergeef het — as ek iets vergeef het — was ter wille van julle voor die
aangesig van •Christus, 11 sodat Satan[h] nie die oorhand oor ons kry
nie.* Ons is immers nie onbekend met sy planne nie.

#### Paulus se besorgdheid

12 Toe ek in Troas aangekom het om die evangelie van Christus te
verkondig, en die Here reeds 'n deur vir my oopgemaak het,* 13 kon ek
nogtans geen gemoedsrus kry nie, omdat ek my broer Titus nie daar
aangetref het nie. Daarom het ek toe van hulle afskeid geneem en na
Masedonië[i] vertrek.*

#### Die triomftog van die evangelie

14 Maar dank aan God, wat ons altyd deur •Christus in sy triomftog
meevoer, en die geur van sy kennis op elke plek deur ons versprei. 15
Want ons is 'n aangename geur[j] van Christus aan God vir dié wat
verlos word én vir dié wat verlore gaan* — 16 vir laasgenoemde 'n
reuk vanuit die dood tot die dood, vir eersgenoemde 'n geur vanuit die
lewe tot die lewe.* En wie is hiertoe bekwaam?* 17 Ons is nie soos so
baie ander wat smous met die woord van God nie; maar ons praat in
opregtheid, asof vanuit God, voor God, en dit in Christus.*

**Bedienaars van die nuwe verbond**

**3** 1 Begin ons weer om onsself aan te beveel?* Of het ons miskien,
soos sommige, aanbevelingsbriewe aan julle of van julle* nodig? 2
*Julle is ons brief, geskryf in ons harte, gelees en verstaan deur alle
mense. 3 Julle is duidelik 'n brief van •Christus wat deur ons diens
opgestel is, geskryf, nie met ink nie, maar met die Gees van die
lewende God; nie op kliptafels* nie, maar op die tafels van
menseharte.*
4 So 'n vertroue op God het ons deur Christus. 5 *Nie dat ons uit
onsself bekwaam is om te reken dat iets uit onsself kom nie — nee,
ons bekwaamheid kom van God. 6 Hy het ons bekwaam gemaak om
bedienaars van 'n nuwe verbond* te wees — nie van die letter nie,
maar van die Gees. Want die letter maak dood, maar die Gees maak
lewend.*
7 As die bediening van die dood, wat met letters op klippe gegraveer
is, met soveel heerlikheid tot stand gekom het dat die volk Israel nie
stip na die aangesig van Moses kon kyk nie weens die glans op sy
gesig — wat tog aan die verbygaan was* — 8 hoeveel te meer sal die
bediening van die Gees nie in heerlikheid wees nie? 9 Want as daar
heerlikheid was in die bediening wat lei tot veroordeling,* soveel
oorvloediger in heerlikheid is die bediening wat lei tot regverdiging.[k]*
10 Trouens, wat verheerlik was,* is eintlik in hierdie opsig geen
verheerliking nie, weens dié allesoortreffende heerlikheid. 11 Want as
dit wat vergaan, met heerlikheid beklee was, het die blywende veel
groter heerlikheid.
12 Terwyl ons dan so 'n hoop het, tree ons op met groot
vrymoedigheid — 13 nie soos Moses, wat 'n sluier oor sy gesig getrek
het* sodat die Israeliete nie die einde van dit wat aan die vergaan was,
kon aanskou nie. 14 Maar hulle denke was verhard.* Want tot vandag
toe lê dieselfde sluier oor die Ou Testament wanneer dit gelees word,
en dit word nie weggeneem nie, want dit word slegs in Christus
verwyder. 15 Maar tot vandag toe, elke keer wanneer Moses gelees
word, lê daar 'n sluier oor hulle harte. 16 *Telkens egter, wanneer
iemand hom tot die Here wend, word die sluier afgehaal. 17 Die Here
is die Gees,* en waar die Gees van die Here is, daar is vryheid.* 18 En
ons almal, terwyl ons met ontsluierde gesig die heerlikheid van die
Here* aanskou soos in 'n spieël,[l] word na dieselfde beeld verander, van
heerlikheid tot heerlikheid, soos afkomstig van die Here, die Gees.

### Paulus se bediening — 'n skat in kleipotte

**4** 1 Daarom, aangesien ons hierdie bediening het* volgens die
ontferming wat aan ons betoon is, gee ons nie moed op nie. 2 Ons het
egter afstand gedoen van geheime skandelike dinge, en tree nie slinks
op of verdraai die Woord van God nie;* maar deur die waarheid aan
die lig te bring, beveel ons onsself voor die aangesig van God aan by
die gewete van elke mens. 3 *As ons evangelie dan tog nog versluier is,
is dit versluier vir dié wat verlore gaan, 4 vir die ongelowiges wie se
denke deur die god van hierdie bedeling* verblind is, sodat die lig van
die evangelie van die heerlikheid van •Christus, wat die beeld van God
is,* nie oor hulle skyn[m] nie. 5 *Ons verkondig immers nie onsself nie,
maar Jesus Christus as Here, en onsself as julle diensknegte ter wille
van Jesus. 6 Want God wat gesê het, “Laat daar uit die duisternis lig
skyn,”* dit is Hy wat in ons harte geskyn het om ons te verlig met die
kennis van die heerlikheid van God, in die aangesig van Jesus
Christus.*
7 Hierdie skat het ons in kleipotte,* sodat die buitengewone krag
duidelik van God kom en nie van ons nie.

8 In alles word ons verdruk,* maar nie oorweldig nie;
ons is oor raad verleë, maar nie radeloos nie;
9 ons word vervolg, maar nie in die steek gelaat nie;
ons word platgeslaan, maar nie vernietig nie.
10 Die sterwe van Jesus dra ons altyd in ons liggaam met ons saam,
sodat ook die lewe van Jesus in ons liggaam sigbaar kan word.

11 Want ons wat leef, word voortdurend aan die dood uitgelewer ter
wille van Jesus,* sodat ook die lewe van Jesus in ons sterflike liggaam
sigbaar kan word. 12 So werk die dood dan in óns, maar die lewe in
julle. 13 Maar aangesien ons dieselfde Gees[n] van die geloof het — soos
geskryf staan, “Ek het geglo, daarom het ek gepraat”[o] — glo ons ook
en daarom praat ons. 14 *Ons weet dat Hy wat die Here Jesus opgewek
het, ons ook saam met Jesus sal opwek en julle voor Hom sal stel. 15
Want dit gebeur alles ter wille van julle,* sodat die genade, wat steeds
meer mense insluit, die dankbaarheid oorvloedig kan maak tot eer van
God.

### Die tydelike teenoor die ewige

16 Daarom gee ons nie moed op nie, want selfs al vergaan ons
uiterlike mens, word ons innerlike mens van dag tot dag vernuwe.* 17

*Want ons ligte en tydelike verdrukking bewerk vir ons 'n gewigtige en allesoortreffende ewige heerlikheid, 18 terwyl ons nie let op die sigbare nie, maar op die onsigbare dinge;* want die sigbare is tydelik, die onsigbare ewig.

5 1 Ons weet tog dat wanneer ons aardse tentwoning* afgebreek
word, ons 'n gebou het wat van God kom, 'n ewige woning in die
hemele,p wat nie met hande gemaak is nie. 2 *En daarom sug ons,
want ons verlang intens daarna om met ons woning vanuit die hemel
beklee te word; 3 en nie miskien ontklee en nakend bevind word nie. 4
Want ons wat nog in die tentwoning is, sug as mense wat swaarkry,
omdat ons nie ontklee nie, maar geklee wil word; sodat wat sterflik is,
verteer kan word deur die lewe.* 5 Hy wat ons juis hiervoor voorberei
het, is God, wat aan ons die Gees as waarborgq gegee het.*
6 Daarom is ons altyd vol moed, al weet ons dat, terwyl ons nog in
die aardse liggaam woon, ons nie by die Here woon nie;* 7 *want ons
leef deur geloof, nie deur aanskoue nie. 8 Ons bly egter vol moed, al
verkies ons om eerder uit die liggaam te verhuis en by die Here te
woon.* 9 *Daarom, of ons reeds inwoon of nog nie inwoon nie, streef
ons daarna om vir Hom welgevallig te wees. 10 *Want ons moet almal
voor die regterstoel van •Christus verskyn, sodat elkeen kan ontvang
volgens wat hy in sy liggaamlike bestaan gedoen het, of dit goed of
kwaad was.

#### Die bediening van versoening

11 Aangesien ons weet wat ontsag vir die Here is, probeer ons mense
oortuig. Maar by God is ons deeglik bekend, en ek hoop om ook in
julle gewete so bekend te wees.* 12 Ons is nie weer besig om onsself by
julle aan te beveel nie,* maar ons gee julle aanleiding om oor ons te
roem,* sodat julle iets kan hê teen dié wat hulle op die uiterlike
voorkoms beroem en nie op wat in die hart is nie. 13 As ons buite
onsself is, is dit vir God; as ons by ons verstand is, is dit vir julle. 14
Die liefde van •Christus beheer ons, omdat ons tot dié insig gekom het
dat indien Een vir almal gesterf het, almal dan gesterf het; 15 en Hy
het ter wille van almal gesterf,* sodat dié wat leef, nie meer vir
hulleself sal leef nie, maar vir Hom wat ter wille van hulle gesterf het
en opgewek is.*
16 Gevolglik ken ons van nou af niemand meer na sy uiterlike nie.
Selfs al het ons Christus eens na die uiterlike leer ken, ken ons Hom
nou nie meer so nie. 17 Daarom, as iemand in Christus is, is hy 'n nuwe
skepsel.* Die ou dinge het verbygegaan — kyk, hulle het nuut
geword.* 18 En dit alles kom van God af, wat ons deur Christus met
Homself versoen het* en aan ons die bediening van die versoening
gegee het. 19 Dit bestaan daarin dat God in Christus die wêreld met
Homself versoen het* deur hulle oortredinge nie toe te reken nie; en
Hy het aan ons die boodskap van versoening toevertrou. 20 Ons tree
dan op as gesante ter wille van Christus,* asof God self deur ons 'n

beroep op julle doen. Ons pleit by julle, om Christus ontwil: Laat julle met God versoen! 21 Hy wat nie sonde geken het nie,* Hom het God ter wille van ons sonde gemaak,* sodat ons in Hom voor God geregverdig[r] kon word.*

6 1 As medewerkers van God doen ons 'n ernstige beroep op julle
om nie die genade van God tevergeefs te ontvang nie!* 2 Want Hy sê:

"Op die regte tyd het Ek na jou geluister
en op die dag van redding het Ek jou gehelp."*

Kyk, nou is die gunstige tyd, nou is die dag van redding!* 3 Ons gee in
geen opsig enige aanstoot aan iemand nie, sodat daar nie met die
bediening foutgevind kan word nie. 4 Maar in alles beveel ons onsself
aan* as dienaars van God, met groot uithouvermoë:

in verdrukkings, in ontberings, in benoudhede;
5 *geslaan, in tronke gegooi, in oproere en in swaar arbeid, in
slaaploosheid en honger;
6 *met eerbaarheid, begrip, verdraagsaamheid en vriendelikheid, in
die Heilige Gees en met opregte liefde;
7 met die woord van die waarheid, met die krag van God,* met die
wapens van •geregtigheid vir die regter- en linkerhand;
8 te midde van eer en oneer, te midde van laster en lof, as misleiers
wat tog opreg is;
9 as onbekendes en tog goed bekend, as sterwendes — maar kyk, ons
leef;* as gekastydes wat tog nie doodgemaak word nie;*
10 as bedroefdes, maar altyd blymoedig,* as armes, maar wat baie
ander mense ryk maak, as mense wat niks het nie en tog alles besit.

11 Ons het die mond teenoor julle oopgemaak,s Korinthiërs; ons hart
is wyd oop vir julle. 12 Julle word nie deur ons ingeperk nie, maar
julle word deur julleself in julle eie binneste ingeperk. 13 Maar doen
dit as teenprestasie — ek praat soos met kinders:* Stel julleself ook
wyd oop vir ons.

**Die tempel van die lewende God**

14 Moenie in dieselfde juk trek saam met ongelowiges nie,*

want watter vennootskap kan daar wees tussen reg en onreg?
Of watter verband kan daar wees tussen lig en duisternis?
15 En watter ooreenstemming is daar tussen •Christus en Belial,t
of wat het 'n gelowige met 'n ongelowige gemeen?
16 En watter ooreenkoms het die tempel van God met afgode?

Want ons is die tempel van die lewende God* — soos God gesê het:

“Ek sal onder hulle woon en saam met hulle wandel;
Ek sal hulle God wees,
en hulle sal my volk wees.”*

17 Daarom:

“Gaan uit hulle midde uit
en sonder julle af,” sê die Here,
“en moenie aanraak wat onrein is nie.”*

“En Ek sal julle aanneem,”*

18 en

“Ek sal vir julle 'n Vader wees
en julle sal my seuns en dogters wees,”*

sê die Here, die Almagtige.*

**7** 1 Aangesien ons hierdie beloftes het, geliefdes, laat ons ons reinig
van alle besoedeling van liggaam en gees, terwyl ons met diep ontsag
vir God ons heiligheid verwesenlik.

**Blydskap oor die Korinthiërs se berou**

2 Maak vir ons ruimte. Ons het niemand veronreg nie; ons het
niemand skade berokken nie; ons het niemand uitgebuit nie.* 3 Ek sê
dit nie om julle te veroordeel nie — ek het vantevore al gesê dat julle
in ons harte is* om saam te sterf en saam te leef. 4 Ek het groot
vrymoedigheid teenoor julle en is baie trots op julle. Ek is nou vol
moed en loop oor van blydskap te midde van al ons verdrukking.
5 Want selfs nadat ons in Masedonië[u] gekom het,* het ons
liggaamlik geen rus gehad nie en het ons van alle kante verdrukking
ervaar — van buite aanslae en van binne angs. 6 Maar God, wat die
neerslagtiges bemoedig, het ons bemoedig* deur die koms van Titus —
7 en nie net deur sy koms nie, maar ook deur die bemoediging
waarmee hy oor julle bemoedig is. Hy het ons kom vertel van julle
verlange, van julle berou,[v] van julle ywer vir my, sodat ek my nou nog
meer verheug. 8 *Want al het ek julle met die brief* bedroef gemaak, is
ek nie spyt nie. En al was ek ook spyt — want ek sien dat daardie brief
julle bedroef gemaak het, al was dit ook net vir 'n rukkie — 9 is ek nou
bly; nie omdat julle bedroef gemaak is nie, maar omdat julle droefheid
tot berou gelei het. Julle is volgens die wil van God bedroef gemaak,
met die gevolg dat julle in geen opsig deur ons benadeel is nie. 10
Want die droefheid, volgens die wil van God, bewerk inkeer wat tot
verlossing lei, en waaroor niemand ooit spyt is nie; maar wêreldse
droefheid lei tot die dood.* 11 Want kyk nou net watter toewyding
julle droefheid volgens die wil van God vir julle bewerk het: ja, watter
verontskuldiging, watter verontwaardiging, watter ontsag, watter
verlange, watter ywer, watter bestraffing! In elke opsig het julle
getoon dat julle onskuldig is wat hierdie saak betref. 12 Al het ek aan
julle geskryf, was dit nie ter wille van die een wat onreg gepleeg het
nie, en ook nie ter wille van die veronregte nie, maar ter wille
daarvan dat julle toewyding vir ons duidelik aan julle bekend kan
word voor God. 13 Daarom is ons bemoedig.
En benewens ons bemoediging het ons ons nog meer verbly oor
Titus se blydskap, omdat hy gemoedsrus by julle almal gevind het. 14
As ek enigsins oor julle by hom gespog het, staan ek nie beskaamd nie;
maar soos alles wat ons julle vertel het, waar is, so het ons roem by
Titus ook waar geword. 15 En sy toegeneentheid teenoor julle word al
sterker, namate hy hom herinner aan julle almal se gehoorsaamheid*
en hoe julle hom met vrees en bewing ontvang het. 16 Ek is verheug

dat ek in alle opsigte op julle kan staatmaak.

**Insameling vir die armes in Jerusalem en Judea**

**8** 1 *Ons laat julle ook weet, broers, van die genade van God wat
aan die gemeentes in Masedoniëw gegee is: 2 dat hulle, te midde van
swaar beproewing as gevolg van verdrukking, hulle oorvloedige
vreugde en hulle diep armoede laat oorvloei het in 'n rykdom aan
vrygewigheid van hulle kant af. 3 Ek getuig dat hulle na vermoë, ja,
selfs bo vermoë, bereidwillig was. 4 Hulle het pleitend by ons
aangedring om deel te kan hê aan die genadewerk van hulpverlening
aan die heiliges.x* 5 Dit was nie slegs soos ons gehoop het nie; trouens,
hulle het hulleself eers aan die Here gegee en toe, deur die wil van
God, ook aan ons. 6 Gevolglik het ons Titus sterk aangemoedig om,
soos wat hy hierdie genadewerk reeds begin het, dit ook net so by
julle te voltooi. 7 Soos julle nou van alles oorvloed het: geloof en
welsprekendheid en kennis* en alle ywer en die liefde wat deur ons
toedoen onder julle is, moet julle ook hierdie genadewerk in oorvloed
verrig.*

8 Ek sê dit nie as 'n opdrag nie, maar om aan die hand van ander se
ywer die egtheid van julle liefde te toets. 9 Want julle ken die genade
van ons Here Jesus •Christus; dat Hy wat ryk was, ter wille van julle
arm geword het,* sodat julle deur sy armoede ryk kan word. 10 En ek
gee my mening hieroor, want dit strek tot julle voordeel — julle wat
reeds 'n jaar gelede begin het om dit nie net te doen nie, maar dit ook
te wil doen. 11 Voltooi dan nou ook die taak, sodat, net soos julle
bereidwillig was om dit te wil doen, julle ook bereidwillig sal wees om
dit te voltooi uit wat julle het. 12 *Want as daar bereidwilligheid is, is
dit aanneemlik volgens wat 'n mens het — nie volgens wat jy nie het
nie. 13 Dit beteken nie dat ander verligting kry en julle swaarkry nie,
maar wel dat daar ewewig sal wees. 14 Julle huidige oorvloed vul
hulle tekort aan,* sodat hulle oorvloed weer julle tekort kan aanvul en
daar so ewewig kan wees. 15 Soos daar geskryf staan:

> "Die een met baie het nie te veel gehad nie,
> en die een met net 'n bietjie, nie te min nie."*

**Titus en sy medewerkers**

16 En aan God die dank, wat dieselfde ywer in julle belang in die
hart van Titus gegee het. 17 Want hy het wel ons versoek ontvang,
maar het ook baie ywerig en vrywillig na julle toe vertrek. 18 En saam
met hom het ons die broer gestuur wie se lof in al die gemeentes
besing word oor sy werk vir die evangelie. 19 En nie net dit nie: hy is
ook met die opsteek van hande deur die gemeentes gekies as ons

reisgenoot in hierdie genadewerk, wat deur ons verrig word tot
verheerliking van die Here en as bewys van ons bereidwilligheid. 20 So
wil ons voorkom dat iemand ons verdink oor hierdie ruim som wat
ons behartig. 21 *Want ons is bedag op wat reg is, nie net voor die
Here nie, maar ook voor mense. 22 Saam met hulle stuur ons ons
broer, wat ons dikwels en in vele opsigte getoets en ywerig bevind
het, en wat nou nog yweriger is deur sy groot vertroue in julle. 23 Wat
Titus betref, hy is my deelgenoot en medewerker in julle belang. Wat
ons broers betref, hulle is gesante van die gemeentes, 'n eer vir
•Christus. 24 Lewer dan aan hulle voor die gemeentes* die bewys van
julle liefde en van ons trots op julle.*

**Insameling met dankbaarheid en blydskap**

**9** 1 Eintlik is dit vir my onnodig om aan julle oor die dienslewering
aan die •heiliges[*] te skryf. 2 Want ek ken julle bereidwilligheid,
waarmee ek oor julle by die Masedoniërs[y] spog — dat Agaje[z] al sedert
'n jaar gelede gereed is, en dat julle ywer die meeste van hulle
aangespoor het. 3 Maar ek het die broers gestuur sodat ons trots op
julle in hierdie saak nie verydel sal word nie en julle gereed sal wees,
soos ek gesê het julle sal wees — 4 en ook sodat ons ons nie, indien
daar dalk Masedoniërs saam met my sou kom en julle onvoorbereid
sou aantref, oor ons vertroue in julle sal hoef te skaam nie, om nie
eers van júlle beskaming te praat nie. 5 Daarom het ek dit noodsaaklik
geag om die broers aan te spoor om vooruit na julle te gaan en die
dankoffer wat julle vroeër beloof het, in orde te kry, sodat dit gereed
sal wees as 'n werklike dankoffer, en nie as iets wat afgedwing is nie.
6 [*]Die punt is: Wie karig saai, sal karig oes; en wie oorvloedig saai,
sal oorvloedig oes. 7 Laat elkeen gee soos hy vooraf in sy hart besluit
het — nie met droefheid of onder dwang nie, want God het 'n
blymoedige gewer lief.[*] 8 En God is magtig om alle genade oorvloedig
vir julle te laat wees, sodat julle altyd in elke opsig selfversorgend kan
wees en oorvloedig kan bydra tot elke goeie werk. 9 Soos daar geskryf
staan:

> "Hy het wyd uitgestrooi; Hy het aan die armes gegee;
> sy •geregtigheid bly vir ewig."[*]

10 En Hy wat saad aan die saaier voorsien en ook brood as voedsel,[*]
sal aan julle saad verskaf en dit vermeerder, en Hy sal die vrug van
julle geregtigheid[*] laat toeneem. 11 So word julle in elke opsig verryk
om in alles vrygewig te wees, en dit loop deur ons bemiddeling uit op
danksegging aan God.[*] 12 Want die hulp van hierdie bediening
voorsien nie net in die •heiliges se behoeftes nie,[*] maar lei ook tot 'n
oorvloed van baie uitinge van danksegging aan God. 13 Op grond van
die bewys wat deur hierdie diensbetoning gelewer word, verheerlik
hulle God oor julle gehoorsaamheid aan julle belydenis van die
evangelie van •Christus, en oor die vrygewigheid van julle bydrae aan
hulle en aan almal. 14 Terselfdertyd verlang hulle, in hulle gebede vir
julle, vuriglik na julle weens die oortreffende genade wat God aan
julle bewys het. 15 Aan God die dank vir sy onbeskryflike gawe.

### Paulus verdedig sy gesag as apostel

**10** 1 Ek self, Paulus — wat glo bedees is wanneer ek by julle
teenwoordig is,* maar ewe manhaftig teenoor julle wanneer ek
afwesig is — doen 'n ernstige beroep op julle, met die sagmoedigheid
en vriendelikheid van •Christus. 2 Ek pleit dat, wanneer ek by julle is,
ek nie manhaftig hoef te wees met die selfvertroue waarmee ek reken
om diegene aan te durf* wat van mening is dat ons in menslike
swakheid handel nie. 3 Want al tree ons in menslike swakheid op, voer
ons die stryd nie in menslike swakheid nie. 4 Die wapens van ons stryd
is immers nie menslik nie,* maar, danksy God, kragtig om sterk
vestings af te breek, redenasies te vernietig, 5 en ook elke skans wat
opgerig word teen die kennis van God. Ook neem ons elke gedagte
gevange tot gehoorsaamheid aan Christus, 6 en staan gereed om elke
ongehoorsaamheid te straf tot wanneer julle volledig gehoorsaam sal
wees.*
7 Kyk na wat ooglopend is:[a] As iemand oortuig is dat hy aan
Christus behoort, moet hy dit weer by homself in berekening bring
dat, net soos hý aan Christus behoort, so ook ons. 8 Want selfs al sou
ek 'n bietjie buitensporig roem* oor die gesag wat die Here aan ons
gegee het om julle op te bou en nie om af te breek nie,* sal ek nie
daaroor skaam wees nie. 9 My doel is nie om die indruk te skep dat ek
julle met my briewe wil bangpraat nie. 10 Want, sê hulle: “Sy briewe is
gewigtig en streng, maar sy persoonlike teenwoordigheid is swak en
sy woorde niks werd nie.” 11 So iemand moet hiermee rekening hou
dat ons woorde in ons briewe, wanneer ons afwesig is, ooreenstem
met ons dade wanneer ons teenwoordig is.*
12 Ons waag dit nie om onsself gelyk te stel aan of te vergelyk met
sommige van dié wat hulleself aanbeveel nie.* Maar omdat hulle hulle
aan hulleself meet en met hulleself vergelyk, verstaan hulle niks. 13
Maar wat ons betref, ons sal nie buite ons perke gaan wanneer ons
roem nie, maar binne die perke van die werkgebied wat God vir ons as
perk gestel het,* om julle ook te bereik. 14 Ons oorskry immers nie ons
perke asof ons nog nie by julle uitgekom het nie; want ons was die
heel eerste met die evangelie van Christus by julle. 15 Ons oorskry ook
nie ons perke deur oor ander mense se arbeid te roem nie.* Ons
koester egter die hoop dat, namate julle geloof toeneem, ons arbeid
volgens ons werkgebied by julle grootliks mag uitbrei, 16 sodat ons die
evangelie ook in die landstreke anderkant julle kan verkondig,* sonder
om te roem in die resultate wat in iemand anders se werkgebied
bereik is. 17 *Wie roem, moet in die Here roem. 18 *Want dit is nie die
een wat homself aanbeveel wat die toets deurstaan het nie, maar die

een wat deur die Here aanbeveel word.

**Paulus en die vals apostels**

**11** 1 As julle maar 'n klein bietjie dwaasheid van my sou kon
verdra! Verdra my tog maar! 2 Want ek is jaloers oor julle met 'n
goddelike jaloesie, aangesien ek julle aan een Man, aan •Christus,
verbind het,[b] om julle as 'n rein maagd aan Hom aan te bied.* 3 Maar
ek is bang dat, soos die slang vir Eva met sy geslepenheid mislei het,*
julle gedagtes dalk bederf kan raak, verwyderd van die opregte en
reine toewyding aan Christus. 4 Want as iemand 'n ander Jesus kom
verkondig wat ons nie verkondig het nie, of julle ontvang 'n ander
gees wat julle nie ontvang het nie, of 'n ander evangelie wat julle nie
aanvaar het nie,* verdra julle dit geredelik. 5 *Ek reken inderdaad dat
ek in geen opsig terugstaan by die sogenaamde super-apostels nie. 6 Ek
mag onbedrewe wees as spreker,* maar nie onbedrewe in kennis nie*
— dit het ons julle in elke opsig en op allerlei maniere laat sien.
7 Of het ek 'n sonde begaan deur myself te verneder sodat julle
verhoog kon word, omdat ek die evangelie van God sonder betaling
aan julle verkondig het?* 8 *Ander gemeentes het ek beroof deur
vergoeding te aanvaar om julle te bedien. 9 En terwyl ek by julle was
en 'n tekort gehad het, het ek ook niemand geldelik belas nie,* want
die broers wat van Masedonië[c] af gekom het, het voldoende in my
behoeftes voorsien. Ek het my daarvan weerhou en sal my daarvan
weerhou om in enige opsig vir julle 'n las te wees. 10 Die waarheid van
Christus is in my: Hierdie roem van my sal nie verswyg word* in die
gebiede van Agaje[d] nie. 11 Waarom? Omdat ek julle nie liefhet nie?
God weet, ek het!
12 Maar wat ek doen, en sal voortgaan om te doen, is om diegene te
verhinder wat 'n geleentheid soek om in die saak waarop hulle roem
as ons gelykes beskou te word. 13 Want sulke mense is vals apostels,
slinkse werkers,* terwyl hulle hulleself vermom as •apostels van
Christus. 14 En geen wonder nie; want selfs Satan[e] vermom hom as 'n
engel van die lig. 15 Daarom is dit ook nie vreemd as sy dienaars hulle
ook vermom as dienaars van •geregtigheid nie. Hulle einde sal volgens
hulle werke wees.

**Paulus se lyding vir die evangelie**

16 *Ek sê weer: Laat niemand my as 'n dwaas beskou nie. Of anders:
Aanvaar my dan nou maar as 'n dwaas, dat ek ook 'n bietjie kan spog.
17 Wat ek nou gaan sê, sê ek nie soos die Here dit sou doen nie, maar
soos 'n dwaas, in vertroue op my eie roem. 18 Aangesien daar baie is
wat volgens menslike standaarde spog, sal ek dan ook maar spog. 19
Want julle verdra mos graag dwase mense, al is julle so verstandig! 20

Want julle verdra dit as iemand van julle slawe maak, as iemand julle
uitsuig, as iemand julle misbruik, as iemand hooghartig optree en julle
in die gesig slaan. 21 Ek sê dit tot my skande dat ons te swak geword
het daarvoor. Maar waaroor iemand ook al waag om te spog — ek
praat soos 'n dwaas — ek waag dit ook:

22 *Is hulle Hebreërs?[f] Ek ook.
Is hulle Israeliete? Ek ook.
Is hulle nakomelinge van Abraham? Ek ook.
23 Is hulle dienaars van •Christus?
— nou praat ek sonder verstand — ek nog meer:*
oorvloediger in harde werk,
meer dikwels in die tronk,
uitermate geslaan
en dikwels in doodsgevaar.
24 Van die Jode het ek vyf keer veertig houe minus een* gekry;
25 drie maal is ek met stokke geslaan;*
een maal is ek gestenig;*
drie maal het ek skipbreuk gely;
'n nag en 'n dag[g] lank het ek die diepsee trotseer;
26 dikwels op reis,
met gevare van riviere,
gevare van rowers,
gevare van die kant van my eie volk,*
gevare van die kant van die heidene,*
gevare in die stad,
gevare in die woestyn,[h]
gevare op see,
gevare onder vals broers,
27 *met harde werk en swaarkry,
dikwels met slapelose nagte,
honger en dors,
dikwels sonder kos,
koud en nakend.

28 En afgesien van nog ander ongenoemde dinge, is daar daaglikse
druk op my — my kommer oor al die gemeentes.

29 Wie is swak, en ek is nie ook swak nie?*
Wie kom tot struikeling, en ek brand nie van ontsteltenis nie?

30 *As daar geroem moet word, sal ek oor my swakhede roem. 31
*God, die Vader van die Here Jesus, wat lofwaardig is tot in ewigheid,
weet dat ek nie lieg nie. 32 *In Damaskus het koning Aretas se *etnarg*[i]

die stad Damaskus bewaak om my te arresteer. 33 Deur 'n venster in
die stadsmuur is ek toe in 'n mandjie laat sak en het ek aan sy hande
ontkom.

### Paulus se gesigte en openbarings

**12** 1 Om te moet spog,[j] is nie voordelig nie, maar ek kom nou by
gesigte en openbarings van die Here. 2 Ek weet van 'n man in •Christus
wat veertien jaar gelede tot in die derde hemel[k] weggeruk is — of dit
in die liggaam of buite die liggaam is, weet ek nie, God weet dit. 3 Ek
weet ook van so 'n man — of dit met die liggaam of sonder die
liggaam was, weet ek nie, God weet dit — 4 dat hy weggeruk is tot in
die paradys, en onsegbare woorde gehoor het wat 'n mens nie mag
uitspreek nie. 5 *Oor so iemand sal ek roem, maar oor myself sal ek nie
roem nie, behalwe oor my swakhede. 6 As ek wel daaroor wil roem,
sal ek nie dwaas wees nie,* want ek sal die waarheid praat. Maar ek
weerhou my daarvan, sodat niemand méér aan my sal toedig as wat
hy van my sien of by my hoor nie 7 en in ag genome die buitengewone
aard van my openbarings. Daarom, om te keer dat ek opgeblase word,
en sodat ek nie hoogmoedig mag word nie, is daar vir my 'n doring in
die vlees gegee, 'n engel van Satan,[l] om my met die vuis te slaan.* 8
Hieroor het ek die Here drie maal gesmeek dat dit van my moet wyk. 9
Maar Hy het vir my gesê: “My genade is vir jou genoeg, want my krag
word in swakheid volbring.” Daarom sal ek baie liewer oor my
swakhede roem, sodat Christus se krag my kan beskut.[m] 10 *Ter wille
van Christus verheug ek my in swakhede, beledigings, ontberings,
vervolgings en benoudhede; want wanneer ek swak is, juis dan is ek
sterk.

11 Ek het soos 'n dwaas opgetree! Julle het my daartoe gedwing,
want ek moes eintlik deur julle aanbeveel gewees het, omdat ek
geensins agtergestaan het by die sogenaamde super-apostels nie,* al is
ek ook niks. 12 *Dit wat 'n •apostel kenmerk, is inderdaad by julle
verrig met alle volharding, met tekens en wonders en kragtige dade. 13
In watter opsig is julle dan swakker behandel as die ander gemeentes,
behalwe dat ek nie vir julle 'n geldelike las was nie?* Vergewe my tog
hierdie onreg!

### Besorgdheid oor die gemeente in Korinthe

14 Kyk, dit is nou die derde keer dat ek gereed is om na julle te
kom.* En ek sal nie 'n geldelike oorlas wees nie, want ek soek nie julle
besittings nie, maar vir julle. Dit is nie die kinders wat moet spaar vir
die ouers nie, maar die ouers vir die kinders. 15 Wat my betref, sal ek
met graagte betaal en myself as betaling gee ter wille van julle •siele.*
As ek julle oorvloediger liefhet, waarom ontvang ek dan minder
liefde? 16 Nou goed, ek het julle dus nie belas nie. Maar aangesien ek
'n slinkse mens is, het ek julle glo met lis gevang! 17 Het ek julle

miskien uitgebuit deur enigeen van dié wat ek na julle gestuur het? 18
Ek het Titus aangespoor en die broer saam met hom gestuur* — het
Titus julle miskien uitgebuit? Het ons nie in dieselfde gees, in
dieselfde voetspore gewandel nie?

19 Julle dink reeds lankal dat ons onsself teenoor julle verdedig.
Deur •Christus praat ons in die teenwoordigheid van God; en dit alles,
geliefdes, is om julle op te bou. 20 Ek is bevrees dat as ek kom, ek julle
miskien nie sal vind soos ek graag wil nie,* en ek deur julle bevind sal
word soos julle graag wil nie; dat daar miskien onenigheid, jaloesie,
woede-uitbarstings, selfsug, kwaadpratery, geskinder, verwaandheid
en wanordelikheid sal wees; 21 dat wanneer ek weer kom, my God my
voor julle sal verneder en ek sal treur oor baie van dié wat vroeër
gesondig het* en hulle nie bekeer het van die onreinheid en
onsedelikheid en losbandigheid wat hulle bedryf het nie.

**Slotopmerkings, opdragte en groete**

**13** 1 Dit is die derde keer dat ek na julle toe kom.* “In die mond
van twee of drie getuies sal elke woord bevestig word.”* 2 Vir dié wat
voorheen gesondig het, en ook vir al die ander, het ek dit tevore, toe
ek die tweede keer daar was, gesê; en nou in my afwesigheid sê ek dit
vooruit, dat wanneer ek kom, ek hulle nie weer sal ontsien nie. 3 Julle
soek immers 'n bewys dat dit •Christus is wat deur my praat. Hy is nie
swak teenoor julle nie, maar is kragtig onder julle.

4 Hy is weliswaar deur swakheid gekruisig,*
maar Hy leef deur die krag van God.

So is ook ons swak in Hom, maar teenoor julle sal ons saam met Hom leef uit die krag van God.

5 Ondersoek julleself of julle in die geloof is; toets julleself.* Ken
julle julleself dan nie? Besef julle dan nie dat Jesus Christus in julle is
nie? Tensy julle die toets gefaal het. 6 Maar ek hoop dat julle sal insien
dat ons nie die toets gefaal het nie. 7 Ons bid wel tot God dat julle
geen kwaad sal doen nie — nie om te wys dat óns die toets deurstaan
het nie, maar sodat julle die goeie sal doen, selfs al sou dit lyk asof ons
die toets gefaal het. 8 *Ons is nie in staat om enigiets téén die
waarheid te doen nie, maar wel vír die waarheid.* 9 Ons is bly
wanneer ons swak is en julle sterk — en hiervoor bid ons, naamlik vir
julle vervolmaking. 10 *Daarom skryf ek hierdie dinge in my
afwesigheid, sodat wanneer ek by julle aanwesig is, ek nie streng hoef
op te tree volgens die gesag wat die Here my gegee het nie — om op
te bou en nie om af te breek nie.

11 Ten slotte, broers, wees altyd bly,* streef na vervolmaking,
aanvaar vermaning, wees eensgesind, leef in vrede — en die God van
liefde en vrede sal met julle wees.* 12 *Groet mekaar met 'n heilige
soen. Al die •heiliges stuur vir julle groete.

**Seëngroet**

13 Die genade van die Here Jesus •Christus en die liefde van God en die gemeenskap van die Heilige Gees bly met julle almal.

* **1:1 Paulus … God:** 1 Kor 1:1

**a 1:1 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **1:2** Rom 1:7; 1 Kor 1:3

* **1:3 Lofwaardig … Christus:** Ef 1:3; 1 Pet 1:3

* **1:3 God van … bemoediging:** Rom 15:5

* **1:5** Ps 34:19; 94:19

* **1:6** 2 Kor 4:15,17

**b 1:8 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**c 1:8 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **1:8 die verdrukking … het nie:** Hand 19:23; 1 Kor 15:32

* **1:10 sal red … sal uitred:** 2 Tim 4:18

* **1:12 die getuienis … gewete:** Heb 13:18

**d 1:12 in opregtheid:** Volgens sommige Griekse manuskripte "in heiligheid".

* **1:12 in opregtheid … God kom:** 2 Kor 2:17

* **1:12 nie deur … wysheid nie:** 1 Kor 1:17

* **1:14 op … Jesus:** Fil 2:16

* **1:14 óns julle … Jesus sal wees:** 2 Kor 5:12

* **1:16** Hand 19:21; 1 Kor 16:5-6

**e 1:16 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **1:17 beplan ek … swakheid:** 2 Kor 5:16

* **1:19 deur my … Timotheus:** Hand 18:5

* **1:20 sê … eer:** Op 3:14

* **1:21 Dit … gesalf het:** 1 Joh 2:27

* **1:22 wat … verseël:** Ef 1:13; 4:30

f **1:22 waarborg:** Kan ook vertaal word “deposito” of “eerste paaiement”.

* **1:22 die Gees … het:** Rom 8:16; 2 Kor 5:5; Ef 1:14

* **1:23 Wat … oor my:** Rom 1:9; 2 Kor 11:31; Fil 1:8; 1 Thess 2:5,10

* **1:24 Nie … baasspeel nie:** 1 Pet 5:3

* **2:1 om … kom nie:** 1 Kor 4:21; 2 Kor 12:21

* **2:4 Want … geskryf:** Hand 20:31

* **2:5** 1 Kor 5:1

* **2:6 Vir so … genoeg:** 2 Kor 7:11-12

g **2:7 deur … word nie:** 'n Idioom; letterlik ‘deur droefheid ingesluk word’.

* **2:9 of … gehoorsaam is:** 2 Kor 7:15; 10:6

h **2:11 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **2:11 sodat … kry nie:** Luk 22:31

* **2:12 die Here … oopgemaak het:** Hand 14:27; 1 Kor 16:9; Kol 4:3; Op 3:8

i **2:13 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **2:13 het ek … vertrek:** Hand 20:1

j **2:15 geur:** Dit sinspeel op die gebruik van die Romeine om tydens 'n triomftog wierook te brand.

* **2:15 dié wat verlos … gaan:** 1 Kor 1:18

* **2:16 vir laasgenoemde … tot die lewe:** Luk 2:34

* **2:16 wie … bekwaam:** 2 Kor 3:5-6

* **2:17 ons praat … Christus:** 2 Kor 1:12; 1 Pet 4:11

* **3:1 Begin … beveel:** 2 Kor 5:12

* **3:1 aanbevelingsbriewe … van julle:** Hand 18:27; Rom 16:1

* **3:2** 1 Kor 9:2

* **3:3 kliptafels:** Eks 24:12; 31:18; 34:1; Deut 9:10,11

* **3:3 die tafels … menseharte:** Spr 3:3; 7:3; Jer 31:33; Eseg 11:19; 36:26

* **3:5** 2 Kor 2:16

* **3:6 nuwe verbond:** Eks 24:8; Jer 31:31; 32:40; 1 Kor 11:25; Heb 8:8-13

* **3:6 Want … lewend:** Joh 6:63; Rom 7:6

* **3:7 die volk … verbygaan was:** Eks 34:28-35

* **3:9 die bediening wat lei tot veroordeling:** Deut 27:26

**k 3:9 regverdiging:** Kan ook vertaal word "vryspraak".

* **3:9 die bediening wat lei tot regverdiging:** Rom 1:17; 3:21

* **3:10 wat … was:** Eks 34:29-30

* **3:13 Moses … het:** Eks 34:33,35

* **3:14 hulle … verhard:** Rom 11:25

* **3:16** Eks 34:34; Rom 11:23,26

* **3:17 die Gees:** 2 Kor 3:3,6

* **3:17 waar die … vryheid:** Joh 7:39; 8:32,36; Rom 8:2,14-17; Gal 4:21-31; 5:1,13

* **3:18 heerlikheid … Here:** Eks 16:7; 24:17

**l 3:18 aanskou … spieël:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "om te weerspieël".

* **4:1 aangesien … het:** 2 Kor 3:6

* **4:2 tree … God nie:** 2 Kor 2:17; 1 Thess 2:5

* **4:3** 1 Kor 1:18

* **4:4 die god … bedeling:** Ef 2:2

* **4:4 wat … God is:** Kol 1:15; Heb 1:3

**m 4:4 skyn:** Die Griekse woord kan ook vertaal word "aanskou".

* **4:5** 2 Kor 1:24

* **4:6 Laat … skyn:** Gen 1:3; Jes 9:1

* **4:6 dit … Christus:** 2 Kor 3:18

* **4:7 Hierdie … kleipotte:** 2 Kor 5:1

* **4:8 In … verdruk:** 2 Kor 1:8; 7:5

* **4:11 Want … ter wille van Jesus:** Rom 8:36; 1 Kor 15:31

**n 4:13 Gees:** Kan verwys na die Gees van God of na die gees of ingesteldheid wat die psalmdigter die volgende woorde laat sê het.

**o 4:13 Ek het … gepraat:** Ps 116:10. Paulus se aanhaling stem presies ooreen met Ps 115:1 (die betrokke gedeelte) in die LXX, die vertaling wat hy normaalweg gebruik.

* **4:14** Rom 8:11; 1 Kor 6:14; 15:15,20

* **4:15 Want … julle:** 2 Kor 1:3-6

* **4:16 word … vernuwe:** Ef 3:16

* **4:17** Rom 8:17-18

* **4:18 terwyl … dinge:** Kol 1:16; Heb 11:1,3

* **5:1 ons aardse tentwoning:** Job 4:19; 2 Kor 4:7

**p 5:1 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **5:2** Rom 8:23

* **5:4 geklee … lewe:** 1 Kor 15:53-54

**q 5:5 waarborg:** Kan ook vertaal word "deposito" of "eerste paaiement".

* **5:5 wat … gegee het:** Rom 8:16,23; 2 Kor 1:22; Ef 1:13

* **5:6 terwyl … woon nie:** Heb 11:13-16

* **5:7** 1 Kor 13:12

* **5:8 verkies … woon:** Fil 1:23

* **5:9** Kol 1:10; 1 Thess 4:1

* **5:10** Pred 12:14; Hand 17:31; Rom 2:16; 14:10

* **5:11 ek … wees:** 2 Kor 4:2

* **5:12 Ons … beveel nie:** 2 Kor 3:1

* **5:12 ons gee … roem:** 2 Kor 1:14

* **5:15 Hy … almal gesterf:** 1 Tim 2:6

* **5:15 dié … opgewek is:** Rom 14:7-8

* **5:17 as … skepsel:** Rom 8:1,10; Gal 6:15

* **5:17 Die ou … geword:** Jes 43:18; Op 21:5

* **5:18 God … versoen het:** Rom 5:10

* **5:19 God … versoen het:** Rom 3:24-25; Kol 1:19-20

* **5:20 Ons … van Christus:** Jes 52:7; Ef 6:20

* **5:21 Hy … het nie:** Joh 8:46; Heb 4:15; 1 Pet 2:22

* **5:21 Hom het … gemaak:** Gal 3:13

**r 5:21 geregverdig:** Kan ook vertaal word “vrygespreek”.

* **5:21 ons in … word:** 1 Kor 1:30; Fil 3:9

* **6:1 doen … ontvang nie:** 2 Kor 5:20

* **6:2 Op … gehelp:** Jes 49:8 LXX

* **6:2 nou is die gunstige … redding:** Luk 4:19-21

* **6:4 beveel … aan:** 2 Kor 4:2

* **6:5** 2 Kor 11:23-27

* **6:6** 1 Tim 4:12

* **6:7 met die woord … God:** 1 Kor 2:4

* **6:9 sterwendes … leef:** 2 Kor 4:10

* **6:9 gekastydes … word nie:** Ps 118:18

* **6:10 bedroefdes … blymoedig:** 2 Kor 7:4; Fil 2:17; Kol 1:24; 1 Thess 1:6

**s 6:11 Ons … oopgemaak:** 'n Griekse idioom vir ‘Ons het openhartig met julle gepraat’.

* **6:13 ek … kinders:** 1 Kor 4:14

* **6:14 Moenie … nie:** Ef 5:7,11

t **6:15** **Belial:** Of Beliar, 'n naam wat •Satan of die Antichris as waardeloos of uitgedien tipeer.

* **6:16** **Want … lewende God:** 1 Kor 3:16; 6:19

* **6:16** **Ek sal onder … volk wees:** Lev 26:11-12; Jer 32:38; Eseg 37:27

* **6:17** **Gaan … is nie:** Jes 52:11; Op 18:4

* **6:17** **En Ek … aanneem:** Eseg 20:34,41

* **6:18** **Ek sal … seuns … wees:** 2 Sam 7:8,14; Jes 43:6; Jer 31:9

* **6:18** **die Here, die Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 4:8; 11:17; 15:3; 21:22

* **7:2** **ons het niemand uitgebuit nie:** 2 Kor 12:17

* **7:3** **in … harte is:** 2 Kor 6:11-13; Fil 1:7

u **7:5** **Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **7:5** **nadat … gekom het:** Hand 20:1-2; 2 Kor 2:13

* **7:6** **God … ons bemoedig:** Jes 49:13; 2 Kor 1:3-4

v **7:7** **berou:** Letterlik 'roubeklag'.

* **7:8** 2 Kor 2:4

* **7:8** **die brief:** 2 Kor 2:4

* **7:10** **maar … dood:** Matt 27:3-5; Heb 12:17

* **7:15** **julle almal se gehoorsaamheid:** 2 Kor 2:9

* **8:1-4** Rom 15:26

w **8:1** **Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

x **8:4** **heiliges:** Verwys hier na die gelowiges in Jerusalem en omgewing.

* **8:4** **van hulpverlening … heiliges:** Hand 11:29; 2 Kor 9:1

* **8:7** **nou … kennis:** 1 Kor 1:5

* **8:7** **hierdie … verrig:** 1 Kor 16:1-2

* **8:9** **Want … geword het:** Matt 8:20; Fil 2:6-7

* **8:12** Spr 3:27-28; Mark 12:43

* **8:14 Julle huidige … aan:** 2 Kor 9:12

* **8:15 Die een … min nie:** Eks 16:18

* **8:21** Spr 3:4 LXX

* **8:24 die gemeentes:** 2 Kor 8:19

* **8:24 ons … op julle:** 2 Kor 7:14

* **9:1 die dienslewering … heiliges:** 2 Kor 8:4,20

**y 9:2 Masedoniërs:** Inwoners van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**z 9:2 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **9:6** Spr 11:24; 22:9

* **9:7 God … lief:** Spr 22:8 LXX

* **9:9 Hy het wyd … ewig:** Ps 112:9

* **9:10 En Hy … voedsel:** Jes 55:10

* **9:10 die vrug … geregtigheid:** Hos 10:12 LXX

* **9:11 dit … God:** 2 Kor 1:11; 4:15

* **9:12 die hulp … behoeftes nie:** 2 Kor 8:14

* **10:1 wat … teenwoordig is:** 1 Kor 2:3

* **10:2 Ek pleit … durf:** 1 Kor 4:21

* **10:4 Die wapens … menslik nie:** Ef 6:13-17

* **10:6 julle … wees:** 2 Kor 2:9

**a 10:7 Kyk … is:** Dit kan ook as 'n stelling vertolk word “Julle kyk na wat ooglopend is.”

* **10:8 ek … roem:** 2 Kor 12:6

* **10:8 die gesag … breek nie:** 2 Kor 13:10

* **10:11 ons woorde … teenwoordig is:** 2 Kor 13:2,10

* **10:12 Ons … aanbeveel nie:** 2 Kor 3:1; 5:12

* **10:13 Maar wat … het:** Rom 12:3

* **10:15 Ons oorskry … roem nie:** Rom 15:20

* **10:16 sodat … verkondig:** Hand 19:21

* **10:17** Jer 9:24; 1 Kor 1:31

* **10:18** 1 Kor 4:4-5

**b 11:2 verbind het:** In die Bybelse tyd was 'n verlowing so bindend dat 'n verbreking daarvan as 'n egskeiding behandel is.

* **11:2 aangesien … bied:** Ef 5:26-27

* **11:3 die slang … het:** Gen 3:13

* **11:4 Want … aanvaar het nie:** Gal 1:8-9

* **11:5** 1 Kor 15:10; 2 Kor 12:11; Gal 2:6,9

* **11:6 Ek … spreker:** 1 Kor 1:17; 2:1,13

* **11:6 nie … kennis nie:** Ef 3:4

* **11:7 omdat … verkondig het:** 1 Kor 9:12,18

* **11:8** Fil 4:15

* **11:9 het ek … belas nie:** 2 Kor 12:13

**c 11:9 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **11:10 Hierdie … word:** 1 Kor 9:15

**d 11:10 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **11:13 slinkse werkers:** Fil 3:2

**e 11:14 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **11:16** 2 Kor 12:6

* **11:22** Fil 3:5

**f 11:22 Hebreërs:** 'n Arameessprekende Jood.

* **11:23 Is … nog meer:** 1 Kor 15:10

* **11:24 veertig … een:** Deut 25:3

* **11:25 is ek met … geslaan:** Hand 16:22

* **11:25 een … gestenig:** Hand 14:19

**g 11:25 'n nag … dag:** •Nag en dag.

* **11:26 gevare van die kant van my eie volk:** Hand 9:23

* **11:26 gevare van die kant van die heidene:** Hand 14:5

**h 11:26 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **11:27** 2 Kor 6:5

* **11:29 Wie is … swak nie:** 1 Kor 9:22

* **11:30** 2 Kor 12:5

* **11:31** 2 Kor 1:23

* **11:32-33** Hand 9:24-25

**i 11:32** ***etnarg:*** Die ampstitel van iemand wat namens 'n koning of die Romeinse owerheid oor 'n bepaalde gebied of bevolkingsgroep moes regeer.

**j 12:1 Om … spog:** Sommige manuskripte laat die woorde weg.

**k 12:2 derde hemel:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **12:5** 2 Kor 11:30

* **12:6 As ek … wees nie:** 2 Kor 10:8; 11:16

**l 12:7 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **12:7 'n engel … slaan:** Job 2:6

**m 12:9 beskut:** Die Griekse woord roep die beeld op van 'n tent wat as beskutting oor iemand opgeslaan word.

* **12:10** Fil 4:11,13

* **12:11 omdat … super-apostels nie:** 2 Kor 11:5

* **12:12** Rom 15:19

* **12:13 ek … was nie:** 2 Kor 11:9

* **12:14 dit is nou … kom:** 2 Kor 13:1

* **12:15 Wat … siele:** Fil 2:17

* **12:18 Ek … gestuur:** 2 Kor 8:6,16-18

* **12:20 Ek is … ek graag wil nie:** 2 Kor 2:1-4

* **12:21 van dié … gesondig het:** 2 Kor 13:2

* **13:1 Dit … kom:** 2 Kor 12:14

* **13:1 In … word:** Deut 19:15; vgl Matt 18:16; 1 Tim 5:19

* **13:4 Hy is … gekruisig:** Fil 2:7-8

* **13:5 Ondersoek … toets julleself:** 1 Kor 11:28

* **13:8** 1 Kor 13:6

* **13:8 waarheid:** 2 Kor 11:10

* **13:10** 2 Kor 2:3; 10:8,11

* **13:11 Ten slotte … bly:** Fil 4:4

* **13:11 die God … julle wees:** Rom 15:33

* **13:12** Rom 16:16; 1 Kor 16:20; 1 Pet 5:14

# DIE BRIEF AAN DIE
# GALASIËRS



**Inleiding**

Destyds het twee gebiede as Galasië bekend gestaan. Dit veroorsaak onsekerheid oor die ontstaansplek en datering van *Die Brief aan die Galasiërs*. Die Romeinse provinsie met hierdie naam het stede soos Antiogië in Pisidië, Ikonium, Listra en Derbe ingesluit. As hierdie gemeentes Paulus se teikengroep was, is *Galasiërs* tussen 50 en 52 nC vanuit Korinthe geskryf. Dit staan bekend as die Suid-Galasiese teorie. Daar was egter 'n ander gebied, meer noord geleë, wat tradisioneel as Galasië bekend gestaan het. Volgens die Noord-Galasiese teorie het Paulus *Galasiërs* eerder aan gemeentes in hierdie gebied gerig. In hierdie geval is *Galasiërs* tussen 52 en 55 nC vanuit Efese geskryf. Dit is egter waarskynliker dat die meer bekende suidelike gemeentes in Paulus se visier was.

Paulus is die skrywer van *Galasiërs,* maar hy betrek ook die plaaslike gelowiges by sy skrywe (1:2). Oudergewoonte dikteer hy hierdie brief, soos blyk uit Galasiërs 6:11 waar hy self die pen opneem.

Paulus het hierdie gemeentes self gestig en kon hulle daarom met goeie reg sy geestelike kinders noem (4:11-20). Dit blyk dat sekere predikers die gemeentes binnegedring en 'n "ander evangelie" verkondig het (1:6-7). Hierdie "ander evangelie" vereis aanvaarding van die besnydenis en ander wettiese bepalings (3:2; 4:10,21; 5:2-4,12; 6:12-13). Gevolglik is hierdie gemeentes onseker en verward (5:10-12). Radikale ingryping het nodig geword.

Soos die ander Paulusbriewe, vertoon *Galasiërs* die tipiese kenmerke van briewe uit die Nuwe-Testamentiese tydvak. Paulus laat egter doelbewus sy gebruiklike danksegging weg (vgl 1:6-9). Daarmee toon hy sy verontwaardiging dat die Galasiërs hulle aan die dwaalleraars se praatjies steur. Die brief weerspieël Paulus se absolute passie vir die evangelie. Hy gebruik alle moontlike retoriese tegnieke om die Galasiërs van die waarheid van sy evangelie te oortuig.

*Galasiërs* se tema is "Daar is net een ware evangelie — dié een wat Paulus verkondig." Sy hele betoog gaan daaroor dat God mense van hulle sonde vryspreek omdat hulle in die Here Jesus glo, en nie omdat hulle die wet gehoorsaam nie. As deel van Abraham se nageslag is Christene vry mense. In plaas van deur wette ingeperk te word, moet hulle hulle deur die Gees laat lei om ware geestelike vrug voort te bring.

Die brief word gekenmerk deur 'n aantal kontraste: Vryspraak deur geloof teenoor vryspraak deur die wet; geloof teenoor werke; Gees teenoor sondige aard; geestelike vryheid teenoor slawerny.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-5 Briefaanhef
1:6-10 Geen ander evangelie nie!
1:11 — 2:10 Paulus tree met goddelike gesag op
2:11 — 3:14 Die evangelie wat Paulus verkondig, is die ware evangelie
3:15-25 Die wet is ontoereikend vir verlossing
3:26 — 5:12 Die "evangelie" van die opponente verteenwoordig godsdienstige slawerny. Die ontvangers moet waak dat hulle godsdienstig vry bly
5:13 — 6:10: Die ontvangers moet hulle vryheid reg gebruik deur onder beheer van die

**1** 1 Paulus, 'n •apostel — nie op gesag van mense of deur 'n mens
nie,[a] maar wel deur Jesus •Christus* en God die Vader wat Hom uit
die dood opgewek het — 2 en van al die broers saam met my,
aan die gemeentes van Galasië:
3 *Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus, 4 Hy wat Homself ter wille van ons sondes gegee het* sodat
Hy ons kan red uit die huidige bose bedeling* volgens die wil van ons
God en Vader, 5 aan wie die heerlikheid toekom vir ewig en ewig!
•*Amen*.

#### Geen ander evangelie nie!

6 Ek is verstom dat julle so gou van Hom wat julle deur die genade
van •Christus geroep het,[b] wegdraai na 'n ander evangelie. 7 Daar is
nie 'n ander evangelie nie, al is daar sommige mense wat julle probeer
verwar* en die evangelie van Christus wil verdraai.* 8 Nee, selfs as ons
of 'n engel uit die hemel 'n evangelie aan julle verkondig in stryd met
wat ons aan julle verkondig het, laat hom vervloek wees!* 9 Soos ek[c]
so pas gesê het, sê ek nou weer: As iemand aan julle 'n evangelie
verkondig wat in stryd is met wat julle ontvang het, laat hom vervloek
wees! 10 Moet ek dan nou mense tevrede stel, of vir God?* Of streef ek
daarna om mense se guns te wen? As ek nog steeds mense se guns
probeer wen, sou ek nie meer 'n dienskneg van Christus wees nie!

#### Paulus se evangelie kom van God self

11 Ek wil hê julle moet weet, broers,[d] dat die evangelie wat deur my
verkondig is, nie van 'n mens kom nie, 12 want ek het dit nie van 'n
mens ontvang of geleer nie, maar wel deurdat Jesus •Christus aan my
geopenbaar is.[e]
13 Julle het immers gehoor hoe ek vroeër volgens die Joodse
godsdiens geleef het, dat ek die •kerk van God tot die uiterste vervolg
en probeer vernietig het,* 14 en dat ek in die uitlewing van die Joodse
godsdiens baie van my tydgenote in my volk oortref het deurdat ek
my soveel meer beywer[f] het vir die tradisies van my voorvaders. 15
Toe dit God egter behaag het — Hy wat my afgesonder het van voor
my geboorte af en my deur sy genade geroep het* — 16 om sy Seun
aan my[g] te openbaar* sodat ek Hom onder die heidene sou verkondig,*
het ek nie dadelik vlees en bloed geraadpleeg nie. 17 Ook het ek nie na
Jerusalem opgegaan na hulle wat vóór my •apostels was nie, maar ek
het wel na Arabië[h] gegaan en toe weer na Damaskus teruggekeer.
18 *Eers later, ná drie jaar, het ek na Jerusalem opgegaan om Sefas[i]
te ontmoet en ek het vyftien dae by hom gebly, 19 maar van die
apostels het ek niemand anders gesien nie, behalwe Jakobus, die broer

van die Here.[*] 20 [*]Wat ek vir julle skryf — kyk, dit sê ek voor God! —
ek lieg nie.

21 Later het ek na die streke van Sirië en Silisië gegaan, 22 maar ek
was persoonlik onbekend by die Christelike gemeentes[j] in Judea. 23 Al
wat hulle gehoor het, was: “Hy wat ons voorheen vervolg het,
verkondig nou die geloof wat hy vroeër probeer vernietig het!” 24 En
hulle het God oor my geëer.

### Die egtheid van Paulus se evangelie word in Jerusalem erken

**2** 1 [*]Daarna, veertien jaar later, het ek weer na Jerusalem
opgegaan, saam met Barnabas. Ek het ook Titus saamgeneem. 2 Ek het
op grond van 'n openbaring gegaan en die evangelie wat ek onder die
heidene verkondig aan hulle voorgelê — afsonderlik aan die mense
van aansien — sodat ek nie vergeefs die wedloop hardloop[k] of
gehardloop het nie. 3 Maar selfs Titus, wat saam met my was, is nie
gedwing om besny te word nie, alhoewel hy 'n Griek[l] is. 4 Daar was
wel aandrang van die kant van die skynbroers,[*] wat ons geledere
onder valse voorwendsels binnegesypel het om op die vryheid wat ons
in •Christus Jesus het[*] te spioeneer sodat hulle slawe van ons kon
maak. 5 Aan hulle het ons nie vir 'n oomblik in onderdanigheid
toegegee nie, sodat die waarheid van die evangelie onder julle behoue
sou bly. 6 Maar die mense van aansien — wat hulle vroeër was, maak
aan my geen verskil nie; God slaan nie ag op die aansien wat 'n mens
het nie[*] — ja, die vooraanstaande mense het niks meer van my
verwag nie. 7 Inteendeel, toe hulle sien dat die evangelie vir die
onbesnedenes aan my toevertrou is,[*] soos aan •Petrus die evangelie vir
die besnedenes 8 — want Hy wat Petrus bemagtig het met die oog op
die •apostelskap vir die besnedenes, het my ook bemagtig met die oog
op die heidene — 9 het Jakobus en Sefas[m] en Johannes wat as die
pilare gereken is, die genade wat aan my gegee is, begryp en het hulle
'n hand van broederskap na my en Barnabas gereik, sodat ons na die
heidene sou gaan, en hulle na die besnedenes. 10 [*]Ons moes slegs aan
die armes dink — presies wat ek my ook beywer het om te doen.

### Paulus verdedig die waarheid van die evangelie in Antiogië

11 Toe Sefas[n] in Antiogië aangekom het, het ek hom egter openlik
teengegaan omdat hy skuldig gestaan het; 12 want voordat sekere
mense van Jakobus opgedaag het, het Sefas gewoonlik saam met die
heidene geëet,[*] maar toe hulle opdaag, het hy hom teruggetrek en
afgesonder omdat hy bang was vir diegene uit die besnydenis.[o] 13 En
die ander Jode het ook saam met hom gehuigel, met die gevolg dat
selfs Barnabas deur hulle huigelary meegevoer is. 14 Maar toe ek sien
dat hulle nie die reguit pad loop volgens die waarheid van die
evangelie nie, het ek voor almal vir Sefas gesê: "As jy wat 'n Jood is,
soos 'n heiden leef en nie soos 'n Jood nie, hoe kan jy nie-Jode dwing
om soos Jode te leef?"[p] 15 Ons is gebore Jode en nie sondaars uit die
heidene nie 16 en tog weet ons dat 'n mens nie op grond van nakoming
van die wet[q] geregverdig[r] kon[s] word nie, maar slegs deur die geloof in
Jesus •Christus.[t] Ook ons het in Christus Jesus geglo, sodat ons

vrygespreek[u] kon word op grond van geloof in Christus en nie op
grond van nakoming van die wet nie, omdat geen mens op grond van
wetsgehoorsaamheid geregverdig sal word nie.* **17** En as dit blyk dat
ons, in ons soeke om in Christus vrygespreek te word, self ook
sondaars is, is Christus dan miskien 'n dienaar van die sonde?
Hoegenaamd nie, **18** want as ek wat ek afgebreek het weer opbou, wys
ek daarmee dat ek self 'n oortreder is.

**19** Inderdaad, deur die wet het ek die wet afgesterf* sodat ek vir God
leef. Met Christus is ek gekruisig; **20** ék leef nie meer nie, maar
Christus leef in my! Die lewe wat ek nou liggaamlik[v] leef, leef ek in
geloof in die •Seun van God* wat my liefgehad* en Homself vir my
oorgegee het.* **21** Ek verwerp nie die genade van God nie, want as
•vryspraak deur die wet kom, dan het Christus tevergeefs gesterf.

### Die Galasiërs se eerste ervaring van die evangelie

**3** 1 O, julle dwase Galasiërs, wie het julle getoor? Julle voor wie se
oë Jesus •Christus so duidelik as gekruisigde geteken is! 2 Net dit wil
ek van julle weet: Het julle die Gees ontvang op grond van die
nakoming van die wet of op grond van julle geloof in wat julle gehoor
het? 3 Is julle so dwaas? Julle het met die krag van die Gees[w] begin;
gaan julle nou met menslike krag[x] eindig? 4 Het julle vergeefs soveel
beleef?[y] Indien wel, dan was dit inderdaad tevergeefs![z] 5 Gee Hy dan
vir julle die Gees en verrig Hy kragtige dade onder julle op grond van
die nakoming van die wet of op grond van julle geloof in wat julle
gehoor het?

### Die Skrif bewys die evangelie

6 Soos van Abraham gesê is: "Abraham het God geglo en God het sy
geloof vir hom as regverdiging[a] gereken."[*] 7 So moet julle besef: Die
mense wat op geloof staatmaak,[b] is kinders van Abraham. 8 En omdat
die Skrif dit vooruit gesien het dat God die heidene[c] op grond van
geloof sou •vryspreek, het die Skrif die evangelie reeds vooraf aan
Abraham verkondig: "In jou sal al die nasies geseën word."[*] 9 [*]Daarom
word die mense wat glo, saam met die gelowige Abraham geseën. 10
Trouens, diegene wat op die nakoming van die wet staatmaak,[d] val
onder 'n vloek, want daar staan geskryf: "Vervloek is elkeen wat nie
by alles wat in die boek van die wet geskryf staan, hou en dit uitvoer
nie."[*]
11 En dat niemand op grond van die wet voor God geregverdig[e]
word nie,[*] is duidelik, want: "Wie geregverdig is op grond van geloof,
sal leef."[f] 12 En die wet is nie gegrond op geloof nie; inteendeel: "Wie
dit nakom, sal daardeur leef."[*]
13 •Christus het ons vrygekoop van die vervloeking van die wet[*] toe
Hy vir ons vervloek is,[*] want daar staan geskryf: "Vervloek is elkeen
wat aan 'n hout hang."[*] 14 Die doel was dat die seën wat Abraham
ontvang het in Christus Jesus na die nasies sou gaan, en dat ons die
Gees wat beloof is, deur die geloof sou ontvang.

### Die voorrang van die verbond bo die wet

15 Broers,[g] ek gee 'n voorbeeld uit ons daaglikse lewe: Dit is soos
iemand se testament[h] wat bekragtig is; niemand maak dit ongeldig of
voeg bepalings by nie. 16 En die beloftes is aan Abraham en sy
Nakomeling[i] toegesê. Daar staan nie "en aan die nakomelinge" soos
wat 'n mens na baie sou verwys nie, maar soos wat 'n mens na een
verwys: "en aan jou Nakomeling"[j] — dit is •Christus. 17 Dit is wat ek

bedoel: Die wet wat vierhonderd-en-dertig jaar* later gekom het, maak
nie die verbond wat vroeër deur God bekragtig is, kragteloos en
daardeur die belofte tot niet nie. 18 Immers, as die erfenis op die wet
berus, berus dit nie meer op die belofte nie.* Maar God het vir
Abraham deur 'n belofte begenadig.

#### Die voorrang van die geloof bo die wet

19 Hoekom dan die wet? Die wet is bygevoeg met die oog op[k] die
oortredinge;* dit is gegee totdat die Nakomeling[l] sou kom aan wie die
belofte gemaak is; dit is beskik deur middel van engele,* deur die
tussenkoms van 'n middelaar.[m] 20 Maar 'n middelaar beteken dat daar
nie net een betrokke is nie, en God is tog één!
21 Is die wet dan in stryd met die beloftes van God? Hoegenaamd
nie!* Want as daar 'n wet gegee sou wees wat lewend kon maak, sou
die •vryspraak in der waarheid op grond van die wet kon geskied. 22
Maar die Skrif het alles onder die sonde ingeperk* sodat die belofte
wat op geloof in Jesus •Christus* gegrond is, gegee kon word aan
diegene wat glo.
23 Voordat hierdie geloof gekom het, was ons onder die toesig van
die wet,* ingeperk met die oog op die geloof wat in die toekoms
geopenbaar sou word. 24 *Die wet was dus ons oppasser[n] met die oog
op Christus, sodat ons deur geloof vrygespreek kon word. 25 Maar
noudat die geloof gekom het, staan ons nie meer onder die toesig van
'n oppasser nie.

#### Gelowiges is kinders en erfgename van God

26 *Julle is immers almal kinders van God deur die geloof in
•Christus Jesus, 27 want julle wat in Christus gedoop is,* het Christus
soos 'n kleed aangetrek.* 28 Daar is nou nie meer Jood of Griek,[o]* nie
meer slaaf of vryman, nie meer man of vrou nie, want julle almal is
één in Christus Jesus! 29 En as julle aan Christus behoort, dan is julle
nakomelinge van Abraham en ooreenkomstig die belofte erfgename.*

**4** 1 Hiermee bedoel ek: Solank as die erfgenaam nog minderjarig is,
verskil hy niks van 'n slaaf nie, alhoewel hy die eienaar van alles is. 2
Maar hy staan onder die beheer van voogde en bestuurders tot die tyd
aanbreek wat deur sy vader bepaal is. 3 Net so is dit ook in ons geval:
Toe ons nog minderjarig[p] was, was ons as slawe onderworpe aan die
elementêre beginsels; 4 maar toe die tyd vervul is,[*] het God sy Seun
uitgestuur, gebore uit 'n vrou,[*] gebore onder die wet, 5 sodat Hy
diegene onder die wet kon loskoop,[q*] en sodat ons as sy kinders
aangeneem kon word.[*] 6 [*]En omdat julle sy kinders is, het God die
Gees van sy Seun uitgestuur tot in ons harte, die Gees wat roep:
*“Abba,*[r] Vader!” 7 Jy is dus nie meer slaaf nie, maar kind; en as jy kind
is, is jy ook erfgenaam deur die wil van God.[*]

#### Paulus se ernstige kommer oor die Galasiërs

8 Maar vroeër, toe julle God nog nie geken het nie, was julle
verslaaf aan gode wat in werklikheid nie bestaan nie.[*] 9 En noudat
julle God ken — of liewer, noudat God júlle ken — hoe is dit moontlik
dat julle weer terugdraai na die kragtelose en ellendige elemente en
weer van voor af daaraan verslaaf wil raak? 10 Julle onderhou
vasgestelde dae en maande en tye en jare.[s] 11 Ek is bevrees dat al my
harde arbeid onder julle dalk tevergeefs was.

#### 'n Ernstige beroep op die Galasiërs

12 Ek smeek julle, broers,[t] word soos ek omdat ek soos julle geword
het! Julle het my geen onreg aangedoen nie. 13 Julle weet dat ek die
eerste keer weens my siekte die evangelie aan julle verkondig het, 14
en alhoewel my siek liggaam vir julle 'n beproewing was, het julle my
nie verag of verfoei nie. Inteendeel, julle het my soos 'n engel van God
ontvang, soos •Christus Jesus! 15 Waar is julle blydskap dan nou? Ek
kan van julle getuig dat, indien dit moontlik was, julle julle oë sou
uitruk en vir my sou gee! 16 [*]Het ek dan julle vyand geword omdat ek
vir julle die waarheid vertel? 17 Hulle beywer hulle nie met goeie
bedoelings vir julle nie; inteendeel, hulle wil julle van my af weghou
sodat julle julle vir húlle kan beywer. 18 Die regte ding is om julle
altyd vir die goeie te beywer en nie net wanneer ek by julle is nie. 19
My kinders, ek ervaar weer geboortepyne oor julle totdat Christus in
julle gestalte kry. 20 Ek wens ek was nou by julle en kon met 'n ander
stemtoon met julle praat, want ek is raadop met julle!

#### Abraham se twee seuns

21 Sê vir my, julle wat onder die gesag van die wet wil staan, luister
julle dan nie na die wet nie? 22 Want daar staan geskryf dat Abraham

twee seuns gehad het, een by 'n slavin* en een by 'n vrou wat vry
was.* 23 *Die slavin se seun is op 'n natuurlike manier verwek, maar
die vrou wat vry is se seun op grond van 'n belofte. 24 Dit word hier as
allegorie[u] aangebied. Hierdie twee vroue verteenwoordig twee
verbonde: die een wat van die berg Sinai af kom, bring slawe voort;*
dit is Hagar. 25 En Hagar staan vir die berg Sinai in Arabië; sy
verteenwoordig die huidige Jerusalem, omdat sy en haar kinders
slawe is. 26 Maar die hemelse Jerusalem[v]* is vry; sy is ons moeder! 27
Want daar staan geskryf:

> “Wees bly, onvrugbare vrou wat nie geboorte skenk nie!
> Jubel en juig, jy wat nie geboortepyne ken nie.
> Want die baie kinders van die verstote vrou is meer
> as dié van die vrou met 'n man.”*

28 En julle, broers,[w] is — net soos Isak — kinders van die belofte.* 29
Maar, soos hy wat op 'n natuurlike manier verwek is, destyds die een
vervolg het wat deur die werking van die Gees verwek is,* so gebeur
dit ook nou. 30 Maar wat sê die Skrif? “Jaag die slavin en haar seun
weg, want die seun van die slavin mag hoegenaamd nie saam met die
seun* van die vrou wat vry is, erf nie!” 31 *Daarom, broers, is ons nie
kinders van die slavin nie, maar van die vrou wat vry is.

5 1 Vryheid is waarvoor •Christus ons bevry het!* Daarom moet julle
vasstaan en julle nie weer onder 'n juk van slawerny* laat indwing
nie!

**'n Ernstige waarskuwing teen die besnydenis**

2 Kyk, ek, Paulus, sê nou vir julle, as julle julle laat besny, sal
•Christus vir julle niks beteken nie. 3 Ek getuig weer teenoor elkeen
wat hom laat besny, dat hy verplig is om die hele wet te onderhou. 4
Julle wat op grond van die wet vrygespreek wil word - julle is van
Christus afgesny, julle het die genade verbeur! 5 Maar ons, ons verwag
deur die Gees en op grond van geloof die •vryspraak waarop ons
hoop.x 6 Want in Christus Jesus is besnedenheid of onbesnedenheid
van geen belang nie,* maar wel geloof wat deur liefde in dade omgesit
word.
7 Julle het goed gehardloop. Wie het julle verhinder om die
waarheid te gehoorsaam? 8 Dié oorreding kom nie van Hom wat julle
roep* nie. 9 *'n Bietjie suurdeeg maak al die deeg suur. 10 Wat julle
betref: Ek is in die Here daarvan oortuig dat julle nie van my sal
verskil nie; maar die een wat julle verwar, sal die straf dra, wie hy ook
al mag wees.
11 En ek, broers,y as ek steeds die besnydenis verkondig, waarom
word ek dan nog vervolg? Dan is die struikelblok van die kruis immers
uit die weg geruim. 12 Ek wens diegene wat julle so opstandig maak,
wil hulleself volledig laat ontman!

**'n Lewe deur die Gees**

13 Julle, broers,z is tog tot vryheid geroep. Moet net nie julle
vryheid misbruik sodat dit aanleiding gee vir ons sondige aard nie,*
maar dien mekaar deur liefde. 14 Want die hele wet word in één
uitspraak vervul: "Jy moet jou naaste liefhê soos jouself."* 15 As julle
mekaar byt en verslind, pas op dat julle mekaar nie verteer nie!
16 Maar ek sê: Leef deur die Gees,* dan sal julle beslis nie die
begeertes van ons sondige aard uitvoer nie, 17 *want ons sondige aard
begeer teen die Gees, en die Gees begeer teen ons sondige aard; die
twee opponeer mekaar,* sodat julle nie kan doen wat julle ook al wil
nie. 18 As julle egter deur die Gees gelei word,* staan julle nie onder
die toesig van die wet nie.*
19 *Die praktyke van ons sondige aard is goed bekend, naamlik
onsedelikheid, onreinheid, losbandigheid, 20 afgodery, towery,
vyandskap, twis, jaloesie, woede, selfsug, tweespalt, skeuring, 21
afguns, dronkenskap, orgies en hierdie soort dinge — waarteen ek
julle nou weer waarsku, soos ek julle vroeër gewaarsku het, naamlik

dat diegene wat sulke dinge doen, die •koninkryk van God nie sal beërf nie.

22 Maar die vrug van die Gees* is: liefde, blydskap, vrede, geduld, vriendelikheid, goedheid, getrouheid, 23 sagmoedigheid, selfbeheersing. Teen hierdie soort dinge is daar nie 'n wet nie.[a]

24 *Almal wat aan •Christus Jesus behoort, het ons sondige aard
saam met sy hartstogte en begeertes gekruisig. 25 Aangesien ons deur
die Gees leef, moet ons ook volgens die Gees optree.* 26 Laat ons nie
verwaand wees,* mekaar uittart of op mekaar jaloers wees nie.

**6** 1 Broers,[b] as iemand deur een of ander sonde oorval word, moet
julle wat die Gees het,[c] so iemand[*] in 'n gees van sagmoedigheid
reghelp; maar let op jouself dat ook jý nie versoek word nie.
2 Dra mekaar se laste,[*] en vervul so die wet van •Christus. 3 As
iemand meen dat hy iets is terwyl hy niks is nie, bedrieg hy homself. 4
Elkeen moet sy eie dade beoordeel;[*] dan sal hy sy trots net vir homself
kan hou sonder om by ander daaroor te spog, 5 [*]want elkeen moet sy
eie las dra.[d]
6 Wie onderrig ontvang, moet die een wat hom onderrig, laat deel
in al die goeie dinge wat hy besit.
7 Moet julle nie laat mislei nie — God laat Hom nie bespot nie! Wat
die mens ook al saai, sal hy maai. 8 [*]Hy wat in sy sondige aard saai,
sal uit sy sondige aard vernietiging oes, maar hy wat in die Gees saai,
sal uit die Gees die ewige lewe oes. 9 Laat ons daarom nie moeg raak
om goed te doen nie,[*] want as ons nie verslap nie, sal ons op die regte
tyd oes. 10 Daarom: Laat ons dan, terwyl ons die geleentheid het, aan
almal goed doen, maar veral aan ons geloofsgenote.

#### Finale waarskuwing

11 *Kyk met watter groot letters skryf ek nou vir julle in my eie handskrif.*
12 Mense wat deur die uiterlike 'n indruk wil maak — dit is hulle wat
julle probeer dwing om besny te word, net sodat hulle nie ter wille
van die kruis van •Christus vervolg sal word nie.[*] 13 Want diegene wat
ten gunste van die besnydenis is,[e] onderhou self nie die wet nie, maar
hulle wil hê dat julle besny word sodat hulle oor julle uiterlike kan
spog. 14 Maar wat my betref, mag dit my tog nie oorkom dat ek spog
nie, behalwe oor die kruis van ons Here Jesus Christus,[*] deur wie die
wêreld vir my gekruisig is en ek vir die wêreld. 15 Want besnedenheid
of onbesnedenheid beteken hoegenaamd niks nie,[*] maar wel die nuwe
skepping.[*] 16 Vir hulle wat volgens hierdie beginsel leef: vrede en
barmhartigheid — en vir die Israel[*] van God!
17 Ten slotte, niemand moet my verder moeite gee nie, want ek dra
die littekens van Jesus aan my liggaam.[*]

#### Seëngroet

18 Die genade van ons Here Jesus •Christus bly met julle gees,
broers![f] •*Amen*.

**a 1:1 nie op … mens nie:** Die bronteks lui “nie van mense of deur 'n mens nie”.

* **1:1 apostel … Christus:** Gal 1:11-12; Hand 20:24

* **1:3** Rom 1:7; Fil 1:2; Filem vs 3

* **1:4 Hy wat … gegee het:** Gal 2:20; 1 Tim 2:6; Tit 2:14

* **1:4 huidige … bedeling:** 1 Joh 5:19

**b 1:6 Hom wat … geroep het:** Die bronteks kan ook vertaal word “Die een (nl Paulus) wat … julle geroep het.”

* **1:7 sommige … verwar:** Hand 15:24

* **1:7 die evangelie … verdraai:** Hand 15:1

* **1:8 laat … wees:** 1 Kor 16:22

**c 1:9 ek:** Die bronteks lui “ons”.

* **1:10 Moet … God:** 1 Thess 2:4

**d 1:11 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**e 1:12 deurdat … geopenbaar is:** Die bronteks lui “'n openbaring van Jesus Christus”. Na aanleiding van Gal 1:15-16 beteken dit 'n openbaring oor Jesus Christus; vgl 1:1.

* **1:13 dat ek … vernietig het:** Hand 8:3; 22:4-5; 26:9-11

**f 1:14 beywer:** Die bronteks lui “'n groter yweraar was”; vgl Luk 6:15; Hand 22:3.

* **1:15 Hy wat … geroep het:** Jes 49:1; Jer 1:5; Rom 1:1

**g 1:16 aan my:** Die bronteks kan ook vertaal word “in my”.

* **1:16 om … openbaar:** Hand 9:3-6; 22:6-10; 26:13-18

* **1:16 sodat … verkondig:** Gal 2:7

**h 1:17 Arabië:** Die landstreek oos en suid van Damaskus.

* **1:18** Hand 9:26

**i 1:18 Sefas:** •Petrus se Aramese naam, dit beteken ‘rots’.

* **1:19 Jakobus … Here:** Matt 13:55; Mark 6:3

* **1:20** Hand 9:30

**j 1:22 Christelike gemeentes:** Die bronteks lui “die gemeentes ... in Christus”.

* **2:1** Hand 15:2

**k 2:2 wedloop hardloop:** Met hierdie beeld verwys Paulus na sy evangelieverkondiging.

**l 2:3 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

* **2:4 Daar ... skynbroers:** Hand 15:1,24; Gal 1:7

* **2:4 die vryheid ... het:** Gal 5:1,13

* **2:6 God ... het nie:** Deut 10:17

* **2:7 die evangelie ... is:** Hand 9:15; 22:21

**m 2:9 Sefas:** •Petrus se Aramese naam, dit beteken ‘rots’.

* **2:10** Hand 11:29-30

**n 2:11 Sefas:** •Petrus se Aramese naam, dit beteken ‘rots’.

* **2:12 het Sefas ... geëet:** Hand 11:3

**o 2:12 diegene ... besnydenis:** Dws Joodse Christene.

**p 2:14 As jy ... Jode te leef:** Daar bestaan onsekerheid daaroor of Paulus se direkte woorde aan Petrus hier eindig.

**q 2:16 nakoming ... wet:** Die bronteks lui “werke van die wet”.

**r 2:16 geregverdig:** Kan ook vertaal word “vrygespreek”.

**s 2:16 geregverdig kon:** Kan ook vertaal word “vrygespreek kan”.

**t 2:16 geloof in Jesus Christus:** Die bronteks lui “geloof van ...” of “getrouheid van Jesus Christus”. Dit kan beteken: 1. Geloof in Jesus Christus (soos in die sin wat direk op hierdie een volg); 2. Christus se getrouheid; 3. Christus se geloof.

**u 2:16 vrygespreek:** Dit kan ook vertaal word “geregverdig”.

* **2:16 dat 'n mens ... geregverdig sal word nie:** Hand 15:10,11; Rom 3:20,28; 4:5; 11:6; Ef 2:8; Gal 3:11; **geen mens ... geregverdig sal word nie:** Ps 143:2

* **2:19 het ek ... afgesterf:** Rom 7:6

**v 2:20 liggaamlik:** Die bronteks lui “in die vlees”.

* **2:20 geloof ... Seun van God:** Gal 2:16

* **2:20 in die Seun … liefgehad:** Joh 13:1; 17:23; 1 Joh 3:16

* **2:20 Homself … oorgegee het:** Gal 1:4; 1 Tim 2:6; Tit 2:14

**w 3:3 met die krag … Gees:** Die bronteks lui "in die Gees".

**x 3:3 menslike krag:** Die bronteks lui "in die vlees".

**y 3:4 beleef:** Die bronteks word deur sommige vertalings as "gely" weergegee.

**z 3:4 Indien … tevergeefs:** Of "As dit regtig tevergeefs was."

**a 3:6 regverdiging:** Kan ook vertaal word "vryspraak".

* **3:6 Hy … gereken:** Gen 15:6; Rom 4:3,9; Jak 2:23

**b 3:7 Die mense … staatmaak:** Die bronteks lui "Dié (mense) uit geloof".

**c 3:8 heidene:** In die bronteks word dieselfde woord vir "heidene" en "nasies" verderaan in vs 8 gebruik.

* **3:8 In jou … word:** Gen 12:3; 18:18; Hand 3:25

* **3:9** Rom 4:16

**d 3:10 diegene … staatmaak:** Die bronteks lui "dié (mense) uit die werke van die wet".

* **3:10 Vervloek … uitvoer nie:** Deut 27:26

**e 3:11 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

* **3:11 niemand … word nie:** Rom 3:20; Gal 2:16

**f 3:11 Wie … sal leef:** Hierdie aanhaling uit Hab 2:4 LXX word deur Paulus op 'n eie besondere manier weergegee; vgl Heb 10:38.

* **3:12 Wie … leef:** Lev 18:5; Rom 10:5

* **3:13 Christus … wet:** Rom 8:3; Gal 4:5

* **3:13 Hy … vervloek is:** 2 Kor 5:21

* **3:13 Vervloek … hang:** Deut 21:23

**g 3:15 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**h 3:15 testament:** Dieselfde Griekse woord word vir "testament" en "verbond" (vgl vs 17) gebruik.

**i 3:16 sy Nakomeling:** Letterlik 'sy saad'.

**j 3:16 jou Nakomeling:** Toespeling op Gen 3:15 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Gen 12:7; 13:15; 17:7; 24:7.

* **3:17 430 jaar:** Eks 12:40

* **3:18 Immers … belofte nie:** Rom 4:14; 11:6

**k 3:19 met … op:** Die woord in die bronteks kan beteken dat die wet gegee is om die oortredinge te beperk of om oortredinge uit te lok.

* **3:19 Hoekom … oortredinge:** Rom 5:20

**l 3:19 Nakomeling:** Paulus bedoel Christus; vgl vs 16.

* **3:19 deur middel van engele:** Hand 7:38,53; Heb 2:2

**m 3:19 'n middelaar:** Paulus bedoel Moses.

* **3:21 Is … Hoegenaamd nie:** Rom 8:2-4

* **3:22 die Skrif … ingeperk:** Rom 3:11-19; 11:32

* **3:22 geloof … Christus:** Gal 2:16

* **3:23 onder … wet:** Gal 4:23

* **3:24** Rom 10:4

**n 3:24 oppasser:** Die woord wat in die bronteks gebruik word, verwys na die slawe wat in die antieke wêreld gebruik is om kinders op te pas en te dissiplineer totdat hulle volwasse is.

* **3:26** Joh 1:12

* **3:27 in Christus gedoop is:** Rom 6:3

* **3:27 het Christus … aangetrek:** Rom 13:14

**o 3:28 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

* **3:28 Daar … Griek:** Rom 10:12

* **3:29 nakomelinge … erfgename:** Rom 4:13

**p 4:3 minderjarig:** Dit verwys hier na geestelike onvolwassenheid.

* **4:4 die tyd vervul is:** Ef 1:10

* **4:4 sy Seun … vrou:** Joh 1:14; Rom 1:3

**q 4:5 loskoop:** Destyds was 'n slaaf die eiendom van sy eienaar. Elke slaaf het 'n bepaalde geldwaarde (of prys) gehad. 'n Eienaar kon instem dat 'n slaaf sy vryheid kry wanneer iemand

die eienaar vergoed vir die verlies van die waarde van sy slaaf deur die slaaf se "prys" te betaal. Só is 'n slaaf "losgekoop".

* **4:5 diegene … loskoop:** Gal 3:13

* **4:5 as sy … kon word:** Rom 8:15

* **4:6** Rom 8:15-16

**r 4:6 *Abba:*** Die Aramese woord vir 'Vader', waarmee Jesus God in die gebed aangespreek het; Mark 14:36.

* **4:7 en as … God:** Rom 8:17; Gal 3:29

* **4:8 gode … bestaan nie:** 2 Kron 13:9; Jes 37:19; Jer 2:11; 1 Kor 8:4-6

**s 4:10 vasgestelde … jare:** Dit verwys na die onderhouding van Joodse Sabbatte, vasdae en ander feesdae en -jare.

**t 4:12 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **4:16** Am 5:10

* **4:22 een … slavin:** Gen 16:15

* **4:22 een … was:** Gen 21:2

* **4:23** Rom 9:7-9

**u 4:24 allegorie:** Allegorie is 'n verhaal waarvolgens aan die verskillende elemente 'n ander betekenis geheg word.

* **4:24 die een … voort:** Rom 8:15; Gal 5:1

**v 4:26 die hemelse Jerusalem:** Die bronteks lui "die Jerusalem van bo".

* **4:26 die hemelse Jerusalem:** Heb 12:22; Op 3:12; 21:2,10

* **4:27 Wees … man:** Jes 54:1

**w 4:28 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **4:28 net soos … belofte:** Rom 9:7; Gal 3:29

* **4:29 soos hy … verwek is:** Gen 21:9

* **4:30 Jaag … met die seun:** Gen 21:10; vgl Joh 8:35

* **4:31** Gal 3:29

* **5:1 Vryheid … bevry het:** Joh 8:32,36; Gal 2:4; 5:13

* **5:1 'n juk ... slawerny:** Hand 15:10

**x 5:5 die vryspraak ... hoop:** Letterlik ‘die hoop van/op die vryspraak’. Die bronteks kan dus ook vertaal word “die hoop wat ons het omdat ons vrygespreek is”.

* **5:6 is besnedenheid ... belang nie:** 1 Kor 7:19; Gal 6:15

* **5:8 Hom ... roep:** Gal 1:6

* **5:9** 1 Kor 5:6

**y 5:11 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**z 5:13 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **5:13 Moet net ... aard nie:** 1 Pet 2:16

* **5:14 Jy moet ... jouself:** Lev 19:18; Matt 5:43; 19:19; 23:39; Mark 12:31; Luk 10:27; Rom 13:9; Jak 2:8

* **5:16 Leef ... Gees:** Rom 8:4; Gal 5:25

* **5:17** Rom 7:15-23

* **5:17 want ... mekaar:** 1 Pet 2:11

* **5:18 die Gees gelei word:** Rom 8:14

* **5:18 staan ... wet nie:** Rom 6:14; 7:4

* **5:19-21** 1 Kor 6:9-10; Ef 5:5; Op 22:15

* **5:22 Maar ... Gees:** Ef 5:9

**a 5:23 is daar ... wet nie:** Die bronteks kan ook vertaal word “is die (Joodse) wet nie”; vgl 1 Tim 1:9.

* **5:24** Rom 6:6; Kol 3:5

* **5:25 moet ... optree:** Rom 8:4; Gal 5:16

* **5:26 Laat ... verwaand wees:** Fil 2:3

**b 6:1 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**c 6:1 julle ... Gees het:** Die bronteks kan ook vertaal word “julle wat geestelik is”.

* **6:1 as iemand ... so iemand:** Matt 18:15; Jak 5:19

* **6:2 Dra ... laste:** Rom 15:1

* **6:4 Elkeen … beoordeel:** 1 Kor 11:28; 2 Kor 13:5

* **6:5** Rom 14:12

**d 6:5 want elkeen … dra:** Paulus haal hier waarskynlik 'n bekende idioom uit sy tyd aan.

* **6:8** Joh 3:6; 6:63; Rom 8:13

* **6:9 Laat … doen nie:** 2 Thess 3:13

* **6:12 dit is … word nie:** Gal 5:11

**e 6:13 diegene … besnydenis is:** Die bronteks lui "die wat besny word".

* **6:14 Maar … Christus:** 1 Kor 1:31; 2:2

* **6:15 Want … niks nie:** 1 Kor 7:19; Gal 5:6

* **6:15 die nuwe skepping:** 2 Kor 5:17

* **6:16 vrede … Israel:** Ps 125:5; 128:6

* **6:17 want … liggaam:** 2 Kor 4:10

**f 6:18 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

# DIE BRIEF AAN DIE
# EFESIËRS

1 2 3 4 5 6

**Inleiding**

*Die Brief aan die Efesiërs* maak saam met *Kolossense, Filippense* en *Filemon* die viertal geskrifte uit wat bekend staan as Paulus se gevangenskapsbriewe.

By twee geleenthede is Paulus vir redelike lang tydperke as gevangene aangehou — tussen 56 en 58 nC in Sesarea (Hand 26:32) en tussen 60 en 62 nC in Rome (Hand 28:16-31). Dit is waarskynlik dat *Efesiërs* saam met *Kolossense* (Kol 3:3,10,18), en miskien ook *Filemon,* tydens een van hierdie twee tydperke van Paulus se gevangenskap geskryf is.

Die skrywer identifiseer homself as Paulus (1:1; 3:1) en verskeie uitsprake oor sy bediening herinner sterk aan Paulus. Tog meen verskeie ondersoekers dat die styl en teologiese denke van *Efesiërs* verskil van dié in Paulus se ander briewe. Die argumente teen Paulus as skrywer is egter nie deurslaggewend nie.

Die brief was waarskynlik nie net aan die gelowiges in Efese gerig nie, maar moontlik bedoel as 'n omsendbrief aan verskillende gemeentes in Klein-Asië, waarvan Efese die belangrikste stad was. 'n Aanduiding hiervan is dat die adres "in Efese" (1:1) in verskeie vroeë manuskripte ontbreek.

Die brief roep die lesers op om God daarvoor te loof dat Hy alles in die hemel en op die aarde onder een Hoof, naamlik Christus, verenig het (1:10). Veral word benadruk dat God Christus as Hoof van sy kerk gestel het (1:22) en dat die kerk as sy liggaam tot 'n eenheid saamgebind is (1:23; 4:1-16). Daarom moet die kerk so leef dat gesien kan word dat hulle kinders van God is (4:1 — 6:9).

In hierdie brief staan God Drie-enig sentraal. *God* word geloof vir die heil wat Hy beplan en bewerk het vir hulle wat Hy bestem het om sy kinders te wees. Hy is die Vader van sy kinders wat Hy as sy verbondsvolk en kerk soos 'n huisgesin saamvoeg. *Christus,* wat die heil bewerk het, is Hoof van sy kerk en heers ook as Hoof van die kosmos. Die *Heilige Gees* is God se gawe aan sy volk, en Hy bewerk die heil van die kerk. Die gelowiges is die volk van God en die liggaam van Christus, verbonde aan Christus en verbind aan mekaar. Die heil wat God bewerk, maak van die kerk 'n versoende gemeenskap wat met God en met mekaar in 'n nuwe verhouding staan en dit in die wêreld moet uitleef.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1:1-2 Briefaanhef
- 1:3-21 Lof en dank aan God
- 1:22 — 2:22 Geloofsuitspraak en verduideliking
- 3:1-19 Paulus se dienswerk en gebed
- 3:20-21 Lofprysing
- 4:1-16 Die eenheid van die kerk
- 4:17 — 6:9 Kerklike en persoonlike vermanings
- 6:10-20 Oproep tot bewapening en oorwinning
- 6:21-22 Laaste opmerkings
- 6:23-24 Seëngroet

1 1 Paulus, 'n •apostel van •Christus Jesus deur die wil van God,*
aan die •heiliges wat in Efese[a] woon, die gelowiges in Christus Jesus:
2 Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus Christus.

**Lof aan God[b]**

3 Lofwaardig is die God en Vader van ons Here Jesus Christus!
Dit is Hy wat ons in Christus geseën het met elke geestelike seëning in die hemel.*
4 So het Hy ons voor die skepping van die wêreld in Hom uitgekies*
sodat ons heilig en onberispelik in liefde voor Hom sou leef,*
5 voorbestem om deur Jesus Christus as kinders vir Hom aangeneem te word,*
soos Hy dit volgens sy wil goedgedink het,
6 tot lof van die heerlikheid van sy genade
waarmee Hy ons in die Geliefde* begunstig het.

7 In Hom het ons die bevryding deur sy bloed,
die vergewing van ons oortredinge,*
uit die rykdom van sy genade,*
8 wat Hy oorvloedig aan ons geskenk het saam met alle wysheid en insig.
9 Hy het die geheimenis van sy wil aan ons bekend gemaak,*
soos Hy dit goedgedink en by Homself voorgeneem het,
10 om die volheid van die tye[c] te bestuur
en om alle dinge in Christus onder een Hoof saam te bring*
— die dinge in die hemel en die dinge op die aarde — ja, alles saam in Hom.
11 In Hom is ons ook uitverkies,
voorbestem volgens die voorneme*
van die Een wat alles volgens sy raad en wil laat gebeur,
12 sodat ons, die eerstes wat ons hoop op Christus gevestig het,
kan leef tot lof van sy heerlikheid.[d]

13 In Hom is julle, nadat julle die woord van die waarheid,
die evangelie* van julle verlossing, gehoor en tot geloof gekom het,
verseël met die Heilige Gees wat beloof is.[e]
14 Die Gees is die waarborg[f] van ons erfdeel*

vir die bevryding van God se eiendomsvolk,
tot lof van sy heerlikheid.

#### Danksegging en voorbidding

15 Om hierdie rede, omdat ek gehoor het van julle geloof in die
Here Jesus en julle liefde vir al die •heiliges,* 16 hou ek nie op om God
oor julle te dank wanneer ek in my gebede aan julle dink nie.* 17 *Dan
bid ek dat die God van ons Here Jesus •Christus, die Vader van alle
heerlikheid, vir julle die Gees van wysheid* en openbaring wat in
kennis van Hom bestaan, sal gee, 18 sodat julle geestesoë[g] verhelder
kan word en julle kan verstaan

wat die hoop is wat sy roeping bied,*
wat die heerlike rykdom van sy erfenis vir die heiliges behels,*
19 wat die onvergelykbare grootheid van sy mag is,

volgens die uitwerking van sy groot krag op ons wat glo. 20 Dié krag
het Hy in Christus uitgeoefen toe Hy Hom uit die dode opgewek het*
en Hom laat sit het aan sy regterhand[h] in die hemel,[i] 21 bo elke
owerheid en gesag en mag en heerser, ja, bo enigiets wat genoem kan
word, nie alleen in hierdie bedeling nie, maar ook in die
toekomstige.*

#### 'n Geloofsuitspraak

22 Hy het alles onder sy voete gestel[j]
en Hy het Hom as Hoof bo alles aan die kerk,[k]*
23 wat sy liggaam is,* gegee,
die volheid van Hom wat alles in almal vervul.*

**Julle is nie meer dood nie, maar lewe**

**2** 1 *Julle was dood deur die oortredinge en sondes 2 waarin julle
vantevore geleef het volgens die bose lewenswyse van hierdie wêreld,*
volgens die heerser wat mag uitoefen in die lug,* dié gees wat nou aan
die werk is onder die kinders van die ongehoorsaamheid.[l] 3 Ons almal
het destyds ook so opgetree toe ons die begeertes van ons sondige
aard en van ons gedagtes uitgeleef het. Ook ons, soos al die ander, was
toe van nature kinders van die toorn.[m] 4-5 *Maar God, ryk in
barmhartigheid, het ons, toe ons dood was deur die oortredinge, op
grond van sy groot liefde waarmee Hy ons liefgehad het, saam lewend
gemaak in •Christus[n]* — deur genade is julle verlos! 6 *Ja, Hy het ons
in Christus Jesus saam opgewek en saam laat sit in die hemel,[o] 7 sodat
Hy in die tye wat voorlê bewys kan lewer van die allesoortreffende
rykdom van sy genade* deur sy goedheid aan ons in Christus Jesus. 8
Want uit genade is julle verlos, deur geloof.* En dit kom nie uit julle
self nie; dit is die gawe van God.* 9 Dit kom nie uit eie werke nie,*
sodat niemand kan roem nie.* 10 Van Hom is ons immers 'n maaksel,
geskep in Christus Jesus om goeie werke te doen* en daarvolgens te
leef, soos God dit voorberei het.

**Julle is nie meer ver nie, maar naby**

11 Daarom moet julle onthou dat julle destyds volgens julle sondige
aard heidene was.* Julle word onbesnedenes genoem deur diegene
wat besnedenes genoem word, al is dit bloot liggaamlik deur hande
verrig. 12 Julle moet onthou dat julle in daardie tyd sonder •Christus
was, vervreem van die burgerskap van Israel en •vreemdelinge ten
opsigte van die verbondsbeloftes.* Julle was sonder hoop* en sonder
God in die wêreld. 13 Maar nou, in Christus Jesus, het julle, wat
destyds ver weg was, naby gekom[p] deur die bloed van Christus.*

14 Hy is immers ons vrede[q] — Hy wat die twee groepe een gemaak
het en die middelmuur van skeiding, die vyandskap, deur sy liggaam
afgebreek het.* 15 Hy het die wet met sy eise en reëls tot niet gemaak*
sodat Hy, deur vrede te maak, in Homself die twee groepe tot een
nuwe mens kon skep,* 16 en sodat Hy albei in een liggaam met God
kon versoen deur die kruis,* deurdat Hy in Homself dié vyandskap
vernietig het. 17 Inderdaad, toe Hy gekom het, het Hy die goeie
boodskap van vrede verkondig aan julle wat ver was, en ook vrede
aan diegene wat naby was.[r] 18 *Want deur Hom het ons albei toegang
tot die Vader deur een Gees.

**Julle is nou die een bouwerk van God**

**19** *So is julle dan nie meer •vreemdelinge en bywoners nie, maar
julle is medeburgers van die •heiliges, en die huisgesin van God.
**20** Julle is gebou op die fondament van die •apostels* en profete met
•Christus Jesus self as hoeksteen.s **21** *In Hom verrys die hele gebou,
goed saamgevoeg, tot 'n heilige tempel vir die Here.* **22** *In Hom word
julle ook saam opgebou tot woonplek van God deur die Gees.

### Paulus se dienswerk onder die heidene

**3** 1 Om hierdie rede buig ek, Paulus, die gevangene van •Christus
Jesus,* ter wille van julle heidene my knieë voor die Vader.[t]
2 Julle het tog gehoor van die taak teenoor julle wat God in sy
genade aan my toevertrou het.* 3 *Deur openbaring is die geheimenis
aan my bekend gemaak, soos ek reeds kortliks geskryf het. 4 Wanneer
julle dit lees, sal julle daardeur my insig in die geheimenis van
Christus kan begryp. 5 Die geheimenis is nie aan vorige geslagte onder
die mensdom bekend gemaak soos dit tans deur die Gees aan sy
heilige •apostels en profete geopenbaar is nie, 6 *naamlik dat die
heidene deur die evangelie mede-erfgename, medelede van die
liggaam en deelgenote aan die belofte in Christus Jesus is. 7 Van dié
evangelie het ek 'n dienaar geword ooreenkomstig die gawe van God
se genade wat aan my betoon is* deur sy krag wat in my werk. 8 Aan
my, die geringste van al die •heiliges, is hierdie genade geskenk* om
aan die heidene die evangelie van die onpeilbare rykdom van
Christus* te verkondig* 9 en om aan die lig te bring hoe die
geheimenis, wat vir eeue lank verborge was, in werking gestel word
deur God* wat alle dinge geskep het. 10 Gevolglik kan die ryklik
geskakeerde wysheid van God* nou deur die •kerk aan die owerhede
en die magte in die hemel[u] bekend gemaak word* 11 ooreenkomstig sy
ewige voorneme in Christus Jesus, ons Here. 12 *In Hom het ons deur
ons geloof sekere en vrymoedige toegang tot God. 13 Daarom versoek
ek julle om nie moedeloos te word as gevolg van my verdrukking ter
wille van julle nie.* Dit sal julle tot eer strek.

### Paulus se gebed vir die lesers

14 Om hierdie rede[v] buig ek my knieë voor die Vader 15 van wie
elke geslag[w] in die hemel en op aarde sy naam ontvang het. 16 Ek bid
dat Hy vir julle na die rykdom van sy heerlikheid dit sal skenk:

om deur sy Gees met krag na die innerlike mens versterk te word;*
17 om •Christus deur die geloof in julle harte te laat woon,*
terwyl julle in die liefde gewortel en gegrond is,*
18 *sodat julle volledig in staat mag wees om saam met al die •heiliges
die breedte en die lengte en die hoogte en die diepte te verstaan,
19 ja, om die liefde van Christus te ken wat alle begrip te bowe gaan,

sodat julle gevul mag word met die volle wysheid van God.*

**Lofprysing**

**20** Aan Hom wat die mag het oor alle dinge, aan Hom wat deur sy
krag wat in ons werk* in staat is om oneindig meer te doen as alles
wat ons bid of dink, **21** aan Hom kom toe die heerlikheid in die •kerk
en in •Christus Jesus deur alle geslagte heen, vir ewig en ewig. •*Amen*.

### Die eenheid van die kerk as liggaam van Christus

**4** 1 Daarom spoor ek julle aan, ek wat ter wille van die Here 'n
gevangene is,* om so te leef dat julle die roeping waarmee julle geroep
is, waardig is:* 2 *met volkome nederigheid en saggeaardheid en met
geduld, terwyl julle mekaar in liefde verdra. 3 *Lê julle daarop toe om
die eenheid wat die Gees bewerk,[x] te bewaar deur die samebindende
krag van die vrede. 4 Dit is een liggaam* en een Gees,* soos julle ook
deur julle roeping tot een hoop geroep is: 5 een Here,* een geloof, een
doop, 6 *een God en Vader van almal, Hy wat oor almal en deur almal
en in almal is.
7 *Maar aan elkeen van ons is 'n genadegawe geskenk soos •Christus
dit uitgedeel het.[y] 8 Daarom staan daar:

“Toe Hy opgevaar het na bo,
het Hy krygsgevangenes weggevoer;
Hy het gawes[z] aan die mense gegee.”[a]

9 *“Hy het opgevaar,” waarop anders dui dit as dat Hy eers
neergedaal het na die laer dele, die aarde? 10 Die Een wat neergedaal
het, is dieselfde Een wat opgevaar het tot bo al die hemele[b] sodat Hy
alle dinge tot vervulling kon bring. 11 *En as gawes het Hy sommige as
•apostels, ander as profete, ander as evangeliste, en ander as herders
en leraars gegee 12 om die •heiliges toe te rus vir hulle dienswerk* en
om die liggaam van Christus op te bou.* 13 So sal ons almal tot
geloofseenheid, tot kennis van die •Seun van God en tot volwassenheid
kom,* en die volgroeide gestalte van die volheid van Christus bereik.
14 Die doel hiervan is dat ons nie meer klein kindertjies sal wees nie,*
wat ronddobber en rondgewaai word deur elke wind van lering, deur
mense se slinksheid en die gekonkel waardeur hulle dwaling beplan;
15 maar dat ons eerder, terwyl ons in liefde aan die waarheid vashou,
in alle opsigte na Hom sal groei. Hy, Christus, is die Hoof* 16 *uit wie
die hele liggaam harmonieus met die hulp van elke gewrig
saamgevoeg en verenig word en sy eie groei bewerk deur die aandeel
van elke lid. So bou die liggaam homself op in liefde.

### Die ou en die nuwe lewe

17 Dit sê en bevestig ek dan in die Here: Julle moenie meer soos die
heidene met hulle leë gedagtes leef nie. 18 Hulle denke is verduister,*
hulle is vervreem van die lewe met God,* omdat hulle onkundig is*
deur die hardheid van hulle harte. 19 *Omdat hulle gevoelloos geword
het, het hulle hulleself oorgegee aan losbandigheid om onversadigbaar

allerhande onrein dade te pleeg.
**20** Maar julle het •Christus nie so leer ken nie. **21** Julle het tog van
Hom gehoor en julle is oor Hom onderrig, volgens die waarheid wat in
Jesus is, **22** naamlik dat julle, wat julle vroeëre lewenswandel betref,
die ou mens moet aflê* wat as gevolg van sy drang na dwaling
vergaan.* **23** *Julle moet eerder deur die aard van julle denke[c] vernuwe
word. **24** Ja, trek die nuwe mens aan[d] wat in •geregtigheid en ware
heiligheid na God se beeld geskep is.*

**Vermanings oor die alledaagse lewe**

**25** Daarom moet julle leuens vermy en elkeen moet die waarheid
praat met sy naaste,* want ons is lede van een liggaam.[e] **26** As julle
kwaad word, moet julle nie sondig nie.* Laat die son nie ondergaan
oor julle woede nie. **27** Laat geen ruimte vir die duiwel nie.
**28** Die een wat nog steel, moenie meer steel nie; hy moet eerder
werk deur met sy eie hande te doen wat goed is,* sodat hy iets het om
vir die behoeftige te gee. **29** Nie 'n enkele vuil woord moet uit julle
mond kom nie,* maar eerder 'n woord wat goed is vir die noodsaaklike
opbou sodat dit voordeel mag bring vir diegene wat dit hoor.* **30** En
bedroef nie die Heilige Gees van God* deur wie julle met die oog op
die dag van bevryding verseël is nie.* **31** *Laat vaar alle bitterheid en
woede en gramskap en geskreeu en gelaster, saam met elke vorm van
kwaad. **32** *Wees goed vir mekaar, welwillend, terwyl julle mekaar
vergewe soos God in •Christus julle ook vergewe het.*

5 1 *As geliefde kinders moet julle navolgers van God wees 2 en in
liefde leef,* net soos •Christus ons liefgehad het en Homself ter wille
van ons oorgegee het* as 'n offergawe aan God,* as 'n offerande met 'n
aangename geur.*
3 *Maar, soos dit •heiliges betaam, moet daar onder julle van
onsedelikheid en allerlei onreinheid of gierigheid geen sprake wees
nie, 4 ook nie van skandelikhede en dwase of lawwe praatjies, wat
alles onvanpas is nie,* maar eerder van danksegging. 5 Want dit moet
julle goed begryp: Geen ontugtige of onreine of gierigaard — so
iemand is 'n afgodedienaar — het 'n erfdeel aan die •koninkryk van
Christus en van God nie.*

**Leef in die lig**

6 Laat niemand julle verlei met leë redenasies nie,* want daardeur
kom die toorn van God oor die kinders van die ongehoorsaamheid.f* 7
Moet dus nie deel van hulle wees nie. 8 Want vroeër was julle wel
duisternis, maar nou in die Here is julle lig.* Leef as kinders van die
lig!* 9 Die vrug van die lig bestaan immers uit alle goedheid en
•geregtigheid en waarheid. 10 *Beproef wat vir die Here aanneemlik is.
11 Ja, moenie deel hê aan die onvrugbare werke van die duisternis
nie;* stel dit eerder aan die kaak. 12 Want die dinge wat deur hulle in
die geheim gedoen word — selfs net om daaroor te praat, is skandelik;
13 *tog word alles wat deur die lig ontmasker word, openbaar. 14
Immers, alles wat sigbaar word, is lig. Daarom word gesê:

Word wakker, jy wat slaap,*
en staan op uit die dood*
en •Christus sal sy lig oor jou laat skyn.*

**Leef deur die Gees**

15 Let daarom sorgvuldig op hoe julle leef — nie as onverstandiges
nie, maar as wyses. 16 Koop die tyd uit,* omdat die dae vol boosheid
is.* 17 Om hierdie rede moet julle nie onverstandig wees nie; probeer
eerder om te verstaan wat die wil van die Here is.* 18 En moenie deur
wyn bedwelm raak nie;* daardeur ontstaan losbandigheid. Inteendeel:
Wees vol van die Gees, 19 *terwyl julle onder mekaar praat met die
woorde van psalms, lofgesange en geestelike liedere. Sing, ja, sing van
harte psalms vir die Here,* 20 *terwyl julle God die Vader altyd oor
alles in die Naam van ons Here Jesus •Christus dank.

**Die verhouding tussen vrou en man in die huwelik**

21 *Wees ondergeskik aan mekaar uit ontsag vir •Christus.

22 *Vroue, wees ondergeskik aan julle mans, soos aan die Here, 23
omdat die man die hoof is van die vrou,* soos Christus ook hoof is van
die •kerk; Hy is Verlosser van die liggaam.[g] 24 Maar soos die kerk
ondergeskik is aan Christus, so ook moet die vroue in alle opsigte aan
die mans ondergeskik wees.

25 Mans, julle moet julle vroue liefhê,* soos ook Christus die kerk
liefgehad het* en Homself ter wille van haar[h] oorgegee het, 26 sodat
Hy haar kon heilig* nadat Hy haar met 'n waterbad[i] deur die woord
gereinig het.* 27 *Dit het Hy gedoen sodat Hy vir Homself die kerk in
heerlikheid daar kan stel, sonder vlek of rimpel of enigiets dergeliks,
heilig en sonder smet. 28 Net so is die mans verplig om hulle eie vroue
soos hulle eie liggame lief te hê. Wie sy eie vrou liefhet, het homself
lief. 29 Niemand het nog ooit sy eie liggaam gehaat nie; inteendeel, hy
voed en koester dit, soos Christus sy •kerk. 30 *Ons is immers lede van
sy liggaam. 31 *"Om hierdie rede sal 'n man sy pa en ma verlaat en
hom aan sy vrou verbind — en hulle twee sal een liggaam wees." 32
*Hierdie geheimenis is groot; ek sê dit met verwysing na Christus en
die kerk. 33 Maar dit geld ook vir een en almal van julle: Elkeen moet
sy eie vrou liefhê soos hy homself liefhet; en die vrou moet haar man
eer.

### Die verhouding tussen kinders en ouers

**6** 1 *Kinders, wees in die Here aan julle ouers gehoorsaam, want dit
is hoe dit hoort. 2 “Eer jou vader en jou moeder,” dit is die eerste
gebod met 'n belofte, 3 “sodat dit met jou goed mag gaan en jy 'n lang
lewe op aarde sal hê.”*
4 En vaders: Moenie julle kinders uittart nie,* maar voed hulle op
deur die dissipline en teregwysing van die Here.*

### Die verhouding tussen slawe en eienaars

5 *Slawe, wees met vrees en bewing aan julle aardse eienaars
gehoorsaam, met opregte harte, soos aan •Christus — 6 nie met
lippediens om mense se guns te wenj nie, maar as slawe van Christus
wat die wil van God van harte doen, 7 terwyl julle met blymoedigheid
julle diens verrig, soos vir die Here, en nie vir mense nie. 8 *Want julle
weet dat elkeen, indien hy iets goeds doen, dit van die Here as loon
sal terug ontvang, of hy 'n slaaf is of 'n vryman.
9 En julle, eienaars, tree net so op teenoor die slawe en staak julle
dreigemente, omdat julle weet dat hulle en julle dieselfde Here in die
hemel het,* en dat Hy niemand volgens die uiterlike beoordeel nie.*

### Oproep tot geestelike bewapening

10 Ten slotte: Vind jou sterkte in die Here en in sy geweldige krag.
11 Trek die volle wapenrusting van God aan,* sodat julle staande kan
bly teen die listighede van die duiwel. 12 *Vir ons is die stryd immers
nie teen vlees en bloed nie, maar teen die owerhede, teen die magte,
teen die wêreldheersers van hierdie duisternis, teen die bose geeste in
die hemelruim. 13 Om hierdie rede moet julle die volle wapenrusting
van God opneem sodat julle op die dag van onheil weerstand kan bied
en, nadat julle alles uitgevoer het, staande kan bly. 14 Staan dan vas,
julle heupe omgord met die waarheid,* bedek met die borsplaat van
•geregtigheid,* 15 en as skoene aan julle voete die bereidheid vir die
evangelie van vrede.* 16 Dra, by dit alles, die skild van die geloof,
waardeur julle in staat sal wees om al die vurige pyle van die Bose* te
blus. 17 Dra ook die helm van verlossing* en die swaard van die Gees,
dit is die woord van God.* 18 Telkens wanneer julle bid en smeek,
moet julle by elke geleentheid* deur die Gees bid. Daarom moet julle
waaksaam wees deur volhardend te pleit vir al die •heiliges. 19 *Bid
ook vir my sodat, wanneer ek my mond oopmaak, die gepaste woord
vir my gegee mag word om met vrymoedigheid die geheimenis van
die evangelie bekend te maak — 20 hiervoor is ek 'n gesant* in kettings
— sodat ek vrymoedig daaroor kan praat soos ek moet.*

**Laaste opmerkings**

21 Tigikus, die geliefde broer en getroue dienskneg van die Here, sal
julle alles vertel, sodat julle kan weet hoe dit met my gaan en wat ek
doen. 22 Juis hiervoor stuur ek hom na julle,[*] sodat julle van ons
omstandighede kan weet en sodat hy julle harte kan bemoedig.

**Seëngroet**

23 Vrede vir die broers,[k] en liefde en geloof van God die Vader en
van die Here, Jesus •Christus. 24 Sy genade bly onverganklik met almal
wat vir ons Here Jesus Christus liefhet.[*]

* **1:1 Paulus … God:** 1 Kor 1:1; Kol 1:1

**a 1:1 in Efese:** Die woorde ontbreek in sommige manuskripte. Die brief was waarskynlik as 'n omsendbrief aan gemeentes in Klein-Asië bedoel.

**b 1:2 Lof aan God:** Hierdie gedeelte is in die bronteks in die vorm van liriese prosa en weerspieël die stylvorm van Joodse lofprysinge. Die frase "tot lof van … heerlikheid" (vgl vs 6,12,14) laat die loflied in drie dele uiteenval.

* **1:3 Dit … hemel:** Ef 2:6

* **1:4 So het … uitgekies:** Joh 15:16; 17:24; 2 Thess 2:13

* **1:4 sodat … leef:** Ef 5:27; Kol 1:22

* **1:5 deur Jesus … te word:** Joh 1:12

* **1:6 die Geliefde:** Matt 3:17; Kol 1:13

* **1:7 In Hom … oortredinge:** Kol 1:14,20

* **1:7 die rykdom … genade:** Ef 2:7

* **1:9 Hy het … gemaak:** Rom 16:25; Ef 3:3,9

**c 1:10 volheid … tye:** Dit verwys na die verskillende tydsbedelinge wat volgens God se raad tot vervulling kom; vgl Gal 4:4.

* **1:10 om alle … bring:** Kol 1:16,20

* **1:11 voorbestem … voorneme:** Rom 8:28-29

**d 1:12 lof … heerlikheid:** Hierdie uitdrukking kom soos 'n refrein voor in vs 6,12,14. Die bedoeling is dat die koninklike majesteit van God geprys word.

* **1:13 woord … evangelie:** Kol 1:5

**e 1:13 beloof is:** Die belofte kom voor in Joël 2:28-29; vgl Ef 4:30.

**f 1:14 waarborg:** Kan ook vertaal word "deposito" of "eerste paaiement".

* **1:14 Die Gees … erfdeel:** 2 Kor 1:22; 5:5

* **1:15 omdat … heiliges:** Kol 1:4

* **1:16 om God … dink nie:** Kol 1:3; 1 Thess 1:2

* **1:17** Kol 1:9-10

* **1:17 Gees … wysheid:** Jes 11:2

**g 1:18 geestesoë:** Letterlik ‘oë van julle hart’.

* **1:18 die hoop … bied:** Ef 4:4

* **1:18 sy erfenis … behels:** Kol 1:12

* **1:19-20 die onvergelykbare … opgewek het:** 2 Kor 13:4; Kol 2:12

**h 1:20 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**i 1:20 hemel:** Letterlik ‘hemelsfere’; **Hom laat … hemel:** Toespeling op Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 22:44; Mark 16:19; Hand 2:34; Heb 1:3; 8:1.

* **1:21 bo elke … toekomstige:** Kol 1:16; 2:10

**j 1:22 Hy het alles … gestel:** Toespeling op Ps 8:7 as heenwysing na Jesus Christus.

**k 1:22 kerk:** Hier dui die woord *ekklesia* nie op 'n plaaslike gemeente nie maar op die universele •kerk.

* **1:22 Hy het Hom … kerk:** Ef 4:15; Kol 1:18

* **1:22-23 die kerk … liggaam is:** Rom 12:5; 1 Kor 12:27; Kol 1:18

* **1:23 die volheid … vervul:** Ef 4:10; Kol 1:19

* **2:1** Ef 2:5; Kol 2:13

* **2:2 waarin … wêreld:** Kol 3:7; Tit 3:3

* **2:2 volgens … lug:** Joh 12:31; Ef 6:12

**l 2:2 kinders … ongehoorsaamheid:** 'n Semitiese idioom wat ook vertaal kan word “mense wat ongehoorsaam is”; vgl Ef 5:6.

**m 2:3 kinders … toorn:** 'n Semitiese idioom wat ook vertaal kan word “mense wat onder die oordeel van God staan”; vgl Kol 3:6.

* **2:4-5** Hand 15:11; Ef 2:8

**n 2:4-5 in Christus:** Bronteks lui “saam met Christus”. Die lesing van baie goeie manuskripte is egter in die vertaling gevolg.

* **2:4-5 toe ons … Christus:** Luk 15:24,32; Rom 6:13; Ef 2:1; Kol 2:13

* **2:6** Kol 2:12

**o 2:6 hemel:** Letterlik ‘hemelse sfere’.

* **2:7 die allesoortreffende … genade:** Ef 1:7

* **2:8 Want … geloof:** Hand 15:11; Gal 2:16; Ef 2:5

* **2:8 die gawe … God:** Joh 4:10; Heb 6:4

* **2:9 Dit … werke nie:** Rom 3:28; 2 Tim 1:9; Tit 3:5

* **2:9 niemand … roem nie:** 1 Kor 1:29

* **2:10 geskep … doen:** Tit 2:14

* **2:11 julle destyds … heidene was:** Ef 5:8

* **2:12 vervreem … verbondsbeloftes:** Rom 9:4; Kol 1:21

* **2:12 was sonder hoop:** 1 Thess 4:13

**p 2:13 Maar nou … gekom:** Toespeling op Jes 57:19 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:13 naby … van Christus:** Kol 1:20

**q 2:14 Hy … vrede:** Toespeling op Jes 9:6 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:14 Hy wat … afgebreek het:** 1 Kor 12:13; Gal 3:28

* **2:14-15 die vyandskap … niet gemaak:** Kol 2:14

* **2:15 sodat Hy … skep:** 2 Kor 5:17

* **2:16 sodat … kruis:** Kol 1:20,22

**r 2:17 toe Hy … naby was:** Toespeling op Jes 52:7; 57:19; Sag 9:10 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:18** Rom 5:2; Ef 3:12

* **2:19** Ef 3:6; Heb 12:22-23

* **2:20 Julle is … apostels:** Op 21:14; Matt 16:18

**s 2:20 met Christus … hoeksteen:** Toespeling op Jes 28:16 as heenwysing na Jesus Christus; vgl 1 Pet 2:6; 1 Kor 3:9-11.

* **2:21** Ef 4:15-16; Kol 2:19

* **2:21 'n heilige … Here:** 1 Kor 3:16; 2 Kor 6:16

* **2:22** 1 Pet 2:5

* **3:1 die gevangene … Jesus:** Ef 4:1; Fil 1:7,13; Filem vs 1,9

**t 3:1 buig ek … Vader:** In die bronteks word die sin in vs 1 onderbreek om eers weer in vs 14 te hervat.

* **3:2 die taak … toevertrou het:** Kol 1:25

* **3:3** Ef 1:9-10; Kol 1:26

* **3:6** Ef 2:13,18-19

* **3:7 Van dié evangelie … betoon is:** Kol 1:23,25

* **3:8 Aan my … geskenk:** 1 Kor 15:9-10

* **3:8 die onpeilbare … Christus:** Ef 1:7

* **3:8 om aan … verkondig:** Gal 1:16

* **3:9 hoe … God:** Rom 16:25; Kol 1:26

* **3:10 die ryklik … God:** Rom 11:33

**u 3:10 hemel:** Letterlik 'hemelse sfere'.

* **3:10 kan die … gemaak word:** 1 Pet 1:12

* **3:12** Rom 5:2; Heb 4:16; 10:19

* **3:13 my verdrukking … julle nie:** Kol 1:24

**v 3:14 Om … rede:** Die gebed wat in 3:1 begin het, word voortgesit.

**w 3:15 geslag:** Bybelse term vir die aanduiding van 'n patriargale geslagslyn.

* **3:16 sal skenk … te word:** Kol 1:11

* **3:17 om Christus … woon:** Joh 14:23

* **3:17 gewortel … is:** Kol 1:23; 2:7

* **3:18** Kol 2:2

* **3:19 sodat … God:** Kol 2:10

* **3:20 deur … werk:** Kol 1:29

* **4:1 ek wat … gevangene is:** Ef 3:1; Fil 1:7,13; Filem vs 1,9

* **4:1 om so … waardig is:** Kol 1:10

* **4:2** Kol 3:12-13

* **4:3** Kol 3:14-15

**x 4:3 eenheid … bewerk:** Of “eensgesindheid”.

* **4:4 een liggaam:** Rom 12:5; Ef 2:16

* **4:4 een Gees:** Ef 2:18

* **4:5 een Here:** Joh 10:16; 1 Kor 8:6

* **4:6** 1 Kor 12:6

* **4:7** Rom 12:3,6; 1 Kor 12:11

**y 4:7 soos … het:** Letterlik ‘volgens die maat van die gawe van Christus’.

**z 4:8 gawes:** Die geestesgawes wat Christus aan sy •kerk gee.

**a 4:8 Toe … gegee:** Aanhaling uit Ps 68:19 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Kol 2:15. “Krygsgevangenes” verwys na •Satan en sy trawante wat deur Christus oorwin is.

* **4:9** Joh 3:13

**b 4:10 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **4:11** 1 Kor 12:28

* **4:12 om die heiliges … dienswerk:** 2 Tim 3:17

* **4:12 om die liggaam … bou:** 1 Pet 2:5

* **4:13 tot volwassenheid kom:** Kol 1:28

* **4:14 nie meer … wees nie:** 1 Kor 14:20

* **4:15 Hy … Hoof:** Ef 1:22; 5:23; Kol 1:18

* **4:16** Kol 2:19

* **4:17-18 Julle moenie … verduister:** Rom 1:21

* **4:18 vervreem … God:** Ef 2:12; Kol 1:21

* **4:18 omdat … onkundig is:** 1 Pet 1:14

* **4:19** Kol 3:5

* **4:22 naamlik … aflê:** Kol 3:9

* **4:22 die ou mens … vergaan:** Gal 6:8

* **4:23** Rom 12:2

**c 4:23 aard … denke:** Letterlik ‘in die gees van julle denke’.

**d 4:24 trek … aan:** Die beeldspraak van klere aantrek en uittrek word hier gebruik om die gelowige se aflê van 'n sondige leefstyl en aanneem van 'n nuwe leefstyl as Christen te verduidelik; vgl Kol 3:9-10.

* **4:24 mens … geskep is:** Gen 1:26

* **4:25 elkeen … naaste:** Sag 8:16; Kol 3:8-9

**e 4:25 een liggaam:** Letterlik ‘van mekaar’.

* **4:26 As julle … sondig nie:** Ps 4:5 LXX; Jak 1:19-20

* **4:28 deur … goed is:** 1 Thess 4:11

* **4:29 Nie … kom nie:** Ef 5:4; Kol 3:8

* **4:29 sodat … hoor:** Kol 4:6

* **4:30 bedroef … God:** Jes 63:10; 1 Thess 5:19

* **4:30 deur … verseël is nie:** Ef 1:13-14

* **4:31** Kol 3:8

* **4:32** Kol 3:12-13

* **4:32 julle mekaar … het:** Matt 6:14; 18:22-35

* **5:1** Matt 5:48

* **5:2 in liefde leef:** Rom 14:15

* **5:2 Christus … oorgegee het:** Gal 2:20

* **5:2 'n offergawe … God:** Ps 40:7; Heb 10:10

* **5:2 met … geur:** Eks 29:18; Eseg 20:41

* **5:3** Kol 3:5

* **5:4 nie van … is nie:** Ef 4:29; Kol 3:8

* **5:5 Geen … God nie:** 1 Kor 6:9-10; Kol 3:5

* **5:6 Laat … redenasies nie:** Kol 2:4,8

**f 5:6 kinders … ongehoorsaamheid:** 'n Semitiese idioom wat ook vertaal kan word “mense

wat ongehoorsaam is"; vgl Ef 2:2.

* **5:6 kom … ongehoorsaamheid:** Rom 1:18; Kol 3:6

* **5:8 Want … julle lig:** Ef 2:11,13; Kol 1:13; 1 Pet 2:9

* **5:8 kinders … die lig:** Luk 16:8; Joh 12:36

* **5:10** Rom 12:2

* **5:11 moenie … duisternis nie:** Rom 16:17; 2 Thess 3:6; 2 Joh vs 10-11

* **5:13** Joh 3:20-21

* **5:14 Word … slaap:** Jes 26:19; 51:17; 52:1; 60:1; Rom 13:11

* **5:14 staan … dood:** Jes 26:19

* **5:14 Christus … skyn:** Jes 60:1

* **5:16 Koop … uit:** Kol 4:5

* **5:16 omdat … boosheid is:** Am 5:13

* **5:17 probeer … Here is:** Rom 12:2; Kol 1:9

* **5:18 moenie … raak nie:** Spr 23:31 LXX

* **5:19** Kol 3:16

* **5:19 Sing … die Here:** Ps 33:2-3

* **5:20** Kol 3:17

* **5:21** 1 Pet 5:5

* **5:22** Gen 3:16; Kol 3:18; 1 Pet 3:1

* **5:23 die man … vrou:** 1 Kor 11:3

**g 5:23 liggaam:** Verwys na die kerk; vgl Ef 1:23.

* **5:25 Mans … liefhê:** Kol 3:19; 1 Pet 3:7

* **5:25 Christus … liefgehad het:** Ef 1:22; Kol 1:18

**h 5:25 haar:** Verwys na die kerk as bruid van Christus.

* **5:25-26 Homself … heilig:** Heb 10:10,14; 13:12

**i 5:26 waterbad:** Verwys na die doop en 'n bruid se reinigingsrite.

* **5:26 nadat … gereinig het:** Tit 3:5

* **5:27** 2 Kor 11:2; Kol 1:22

* **5:30** Rom 12:5; 1 Kor 6:15; 12:27; Ef 1:22-23; Kol 1:18

* **5:31** Gen 2:24; Matt 19:5

* **5:32** Op 19:7

* **6:1** Kol 3:20

* **6:2-3 Eer … moeder** en **sodat … sal hê:** Eks 20:12; Deut 5:16; Matt 15:4

* **6:4 vaders … uittart nie:** Kol 3:21

* **6:4 voed … die Here:** Deut 6:7,20-25; Ps 78:4; Spr 19:18; 22:6

* **6:5-7** Kol 3:22-23; Tit 2:9-10

**j 6:6 lippediens … wen:** Letterlik 'oëdiens soos mensebehaers'; vgl Kol 3:22.

* **6:8** 2 Kor 5:10; Kol 3:24-25

* **6:9 julle, eienaars … hemel het:** Kol 4:1

* **6:9 dat Hy … beoordeel nie:** Deut 10:17; 2 Kron 19:7; Hand 10:34; Kol 3:25

* **6:11 Trek … aan:** Rom 13:12; 2 Kor 10:4

* **6:12** Joh 14:30; Ef 2:2; 1 Pet 5:8-9

* **6:14 julle … waarheid:** Jes 11:5; Luk 12:35; 1 Pet 1:13

* **6:14 bedek … geregtigheid:** Jes 59:17; 1 Thess 5:8

* **6:15 as skoene … vrede:** Jes 52:7; Nah 1:15; Rom 10:15

* **6:16 vurige … Bose:** Ps 7:13

* **6:17 die helm van verlossing:** Jes 59:17; 1 Thess 5:8

* **6:17 die swaard … God:** Jes 11:4; 49:2; Hos 6:5; Heb 4:12

* **6:18 Telkens … geleentheid:** Luk 18:1; Kol 4:2-3; 1 Thess 5:17

* **6:19** Hand 4:29; Kol 4:3; 2 Thess 3:1

* **6:20 hiervoor … gesant:** 2 Kor 5:20; Filem vs 9

* **6:20 sodat ... moet:** Kol 4:4

* **6:21-22 Tigikus ... na julle:** Hand 20:4; Kol 4:7-8; 2 Tim 4:12; Tit 3:12

**k 6:23 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **6:24 almal ... liefhet:** 1 Pet 1:8

# DIE BRIEF AAN DIE
# FILIPPENSE

1 2 3 4

**Inleiding**

Saam met *Efesiërs, Kolossense* en *Filemon* maak *Die Brief aan die Filippense* deel uit van 'n viertal geskrifte wat as Paulus se gevangenskapsbriewe bekend staan.

Alhoewel daar vroeër aanvaar is dat hierdie brief uit Rome geskryf is weens die vermelding van die keiserlike wag (1:13) en huishouding (4:22), asook die beskrywing van Paulus se gevangenskap in Rome, stem dit nie ooreen met die beskrywing van Paulus se gevangenskap in Rome in Handelinge 28:30 nie. Die apostel was ook 'n gevangene in Sesarea. Die talle reise waarna verwys word tussen die plek van gevangenskap en Filippi dui daarop dat Paulus nader aan Filippi was toe die brief geskryf is, sodat dit meer waarskynlik is dat hy hom in Efese bevind het. Daar is in *Handelinge* geen duidelike bewyse van 'n gevangenskap in Efese nie, behalwe as dit afgelei kan word uit verwysings in 1 Korinthiërs 15:32 en 2 Korinthiërs 1:8-10. Indien die brief uit Efese geskryf is, was dit tussen 52 en 55 nC; indien uit Sesarea, tussen 56 en 58 nC; indien uit Rome tussen 59 en 61 nC.

Paulus en Timotheus word as skrywers aangedui (1:1), maar Paulus se persoonlike trant wat hierin duidelik na vore kom, toon dat hy die eintlike skrywer is.

Paulus rig hierdie brief aan die gemeente van Filippi, maar noem daarby ook die gemeentelike ampsdraers (1:1). Paulus het hierdie gemeente, wat hoofsaaklik uit Christene uit die heidendom bestaan het, op sy tweede sendingreis gestig, en dit was hierdie Christene wat hom verskeie kere in moeilike omstandighede ondersteun het (Fil 4:15-18; 2 Kor 11:8-9). Dit is duidelik dat daar tussen Paulus en hierdie gemeente 'n warm, spontane verhouding bestaan het.

Die gedagte van blydskap te midde van lyding staan so sterk op die voorgrond dat *Filippense* die brief van blydskap genoem kan word. Dit handel oor persoonlike sake wat Paulus sowel as die gemeente raak, onder meer die apostel se omstandighede en toekomsplanne, die besoek van Epafroditus en die Filippense se hulp, finansieel en andersins, aan die apostel. Paulus waarsku teen onenigheid en haal in dié verband die Christusloflied (2:6-11) aan.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-2 Briefaanhef
1:3-11 Dankgebed
1:12-26 'n Gevangene ter wille van Christus
1:27 — 2:11 Aansporing tot volharding en eensgesindheid
2:12-18 Ligdraers in die wêreld
2:19-30 Die sending van Timotheus en Epafroditus
3:1 — 4:1 Om Christus te ken
4:2-9 Vermanings
4:10-20 Dank vir ondersteuning
4:21-22 Groete
4:23 Seëngroet

**1** 1 Paulus en Timotheus, diensknegte van •Christus Jesus,
aan al die •heiliges in Christus Jesus wat in Filippi is en ook die
opsieners en diakens:
2 *Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus.

#### Dankgebed

3 *Ek dank my God elke keer wanneer ek aan julle dink. 4 Telkens
wanneer ek vir julle almal bid, doen ek dit met blydskap 5 oor julle
deelname aan die evangelie van die eerste dag af tot nou, 6 oortuig
daarvan dat Hy wat 'n goeie werk onder julle begin het,* dit sal
voltooi tot op die dag van •Christus Jesus.* 7 Dit is immers vir my reg
om so oor julle almal te dink, omdat ek julle in my hart hou. Wat my
gevangenskap sowel as die verdediging en bevestiging van die
evangelie betref, deel julle almal saam met my in die genade. 8 Want
God is my getuie* hoe ek met die innige toegeneentheid van Christus
Jesus na julle almal verlang. 9 Ek bid juis dat julle liefde al hoe meer
sal toeneem in begrip en fyn aanvoeling 10 om die dinge wat saak
maak te kan onderskei.* Die doel hiervan is dat julle op die dag van
Christus* innerlik suiwer en onberispelik sal wees, 11 *vervul met die
vrug van •geregtigheid wat ons deur Jesus Christus tot verheerliking
en lof van God ontvang.

#### 'n Gevangene ter wille van Christus

12 Broers,[a] ek wil hê julle moet weet dat wat met my gebeur het, in
werklikheid tot bevordering van die evangelie gelei het.* 13 Sodoende
het dit by die hele *pretorium*[b] en al die ander bekend geword dat ek ter
wille van •Christus in gevangenskap* verkeer. 14 Ook waag die meeste
van die broers, omdat hulle as gevolg van my gevangenskap nou op
die Here leer vertrou het, dit baie meer om die woord vreesloos te
verkondig. 15 Sommige verkondig Christus wel uit jaloesie en
onenigheid, ander egter uit goedgesindheid. 16 Hulle doen dit uit
liefde omdat hulle weet dat ek bestem is om die evangelie te verdedig,
17 maar die ander verkondig Christus uit selfsug — nie met opregte
motiewe nie, maar met die bedoeling om vir my in my gevangenskap
moeilikheid te veroorsaak. 18 Wat maak dit egter saak? In elke geval,
of dit onder 'n voorwendsel of met opregtheid is, word Christus
verkondig, en daaroor is ek bly.
Ja, ek sal voortdurend bly wees, 19 want ek weet dat dit alles tot my
redding sal lei,* omdat julle vir my bid* en die Gees van Jesus Christus
my ondersteun. 20 Dit is immers my innige verwagting en hoop dat ek
nie in enige opsig beskaam sal word nie — inteendeel, dat met alle

vrymoedigheid Christus ook nou, soos altyd, deur my liggaam
verheerlik sal word,* of dit nou deur my lewe of deur my dood is. 21
Want vir my is om te leef Christus,* en om te sterf wins, 22 maar as ek
liggaamlik bly leef, beteken dit dat ek nog verder vrugbaar sal kan
werk.* Ek weet werklik nie wat om te kies nie. 23 Ek is in 'n tweestryd
gewikkel: Aan die een kant verlang ek om heen te gaan en saam met
Christus te wees. Dit is immers verreweg die beste.* 24 Aan die ander
kant is dit ter wille van julle noodsaakliker dat ek liggaamlik hier bly.
25 Juis omdat ek hiervan oortuig is, weet ek dat ek hier sal bly, ja, dat
ek wel by julle almal sal bly, sodat julle vordering kan maak en
geloofsvreugde kan ervaar. 26 So sal julle, omdat ek weer by julle is,
baie meer in Christus Jesus oor my kan roem.

**Aansporing tot volharding en eensgesindheid**

27 Nog net dit: Tree so op dat dit die evangelie van •Christus
waardig is,* sodat of ek kom en julle sien, of nie teenwoordig is nie, ek
van julle omstandighede kan hoor, dat julle in één gees vasstaan en
met één •siel saam stry vir die geloof in die evangelie* 28 en julle in
geen opsig deur julle teenstanders laat afskrik nie. Vir hulle is dit 'n
teken van ondergang, maar vir julle is dit 'n teken van redding — en
dit kom van God. 29 Dit is immers ter wille van Christus aan julle as
gawe gegee om nie net in Hom te glo nie, maar ook vir Hom te ly. 30
Julle stry dieselfde stryd wat julle my sien stry het* en waarvan julle
nou hoor dat ek nog steeds stry.*

**2** 1 Daarom, as daar enige troos in •Christus is, enige aanmoediging
uit die liefde, enige gemeenskap deur die Gees, enige toegeneentheid
en ontferming — 2 maak dan my blydskap volkome deur eensgesind te
wees: een in liefde, een van gees, een in strewe. 3 Moenie iets uit
selfsug of ydelheid* doen nie, maar in nederigheid moet die een die
ander hoër ag as homself.* 4 *Julle moet nie elkeen na sy eie belange
omsien nie, maar ook na dié van ander.

5 Julle moet dieselfde gesindheid onder mekaar openbaar as wat in
Christus Jesus was:

6 Hy wat in die gestalte van God was,
het nie sy gelykheid aan God
beskou as iets waaraan Hy moes vashou nie,*
7 maar Hy het Homself prysgegee*
deur die gestalte van 'n slaaf aan te neem
en aan mense gelyk te word.*
En toe Hy in die vorm van 'n mens verskyn het,
8 het Hy Hom verneder
deurdat Hy gehoorsaam geword het tot die dood toe,*
ja, die dood aan die kruis.

9 Daarom het God Hom ook uitermate verhoog*
en aan Hom dié Naam geskenk*
wat bo elke naam is,
10 sodat in die Naam van Jesus
elke knie sal buig
van diegene in die hemel
en op die aarde
en onder die aarde,
11 en elke tong sal bely:*
"Jesus Christus is Here!" —
tot eer van God die Vader.

**Ligdraers in die wêreld**

12 Daarom, my geliefdes, soos julle altyd gehoorsaam was, nie net in
my teenwoordigheid nie, maar nou ook nog veel meer in my
afwesigheid — werk met vrees en bewing aan julle verlossing.* 13 Dit
is immers God wat in julle werksaam is,* sodat julle gewillig is en
optree soos Hý dit goedvind. 14 Doen alles sonder kla* en teenpraat, 15
sodat julle blaamloos en onskuldig kan wees, kinders van God,
onbesproke te midde van 'n krom en ontaarde geslag.* Julle skyn
onder hulle soos sterre in die heelal,* 16 terwyl julle vashou aan die

woord van die lewe. Op hierdie manier sal julle op die dag van
•Christus* my trots wees,* sodat ek nie vergeefs gehardloop of my
vergeefs ingespan het nie.* **17** Maar al word ek ook as drankoffer
uitgegiet oor die offer en oor die bediening van julle geloof,* verbly ek
my, en verbly ek my saam met julle almal. **18** Net so moet ook julle bly
wees,* en bly wees saam met my.

**Die sending van Timotheus en Epafroditus**

**19** Ek hoop in die Here Jesus om Timotheus gou na julle te stuur,
sodat ek ook bemoedig kan word, omdat ek julle omstandighede ken.
**20** Want ek het niemand anders met dieselfde gesindheid as myne wat
hom opreg oor julle omstandighede sal bekommer nie. **21** *Almal soek
net hulle eie belang, nie dié van Jesus •Christus nie. **22** Julle weet hoe
betroubaar Timotheus is, hoe hy, soos 'n kind teenoor sy vader, saam
met my die evangelie bedien het. **23** Ek hoop dus om hom so gou
moontlik te stuur, so gou as wat ek weet wat my omstandighede gaan
wees. **24** Ek vertrou op die Here dat ek ook self gou sal kom.

**25** Ek het dit noodsaaklik geag om Epafroditus, my broer,
medewerker en medestryder en julle gesant, my helper in nood,* na
julle te stuur. **26** Hy het immers gedurig na julle almal verlang en was
bitter ontsteld omdat julle gehoor het dat hy siek geword het. **27** Hy
was werklik tot die dood toe siek, maar God was hom barmhartig, en
nie net vir hom nie, maar ook vir my, sodat ek nie verdriet op verdriet
sou ervaar nie. **28** Daarom het ek hom nog dringender teruggestuur,
sodat julle hom kan sien en weer bly kan wees, en ek minder
bekommerd. **29** *Ontvang hom dus in die Here met alle blydskap, en
respekteer mense soos hy, **30** want deur sy werk vir Christus het hy na
aan die dood gekom: Hy het sy lewe gewaag om waar julle nie aan my
hulp kon verleen nie, dit aan te vul.

**Om Christus te ken**

**3** 1 Wat die res betref, my broers[c] — wees bly in die Here.* Om
dieselfde dinge aan julle te skryf, is nie vir my moeite nie, en aan julle
gee dit sekerheid. 2 Pasop vir die honde![d]* Pasop vir die slegte
werkers! Pasop vir die vals besnyding! 3 *Want óns is die besnydenis,
ons wat ons diens deur die Gees van God verrig, ons wat in •Christus
Jesus roem en nie op menslike dinge vertrou nie, 4 al het ek self rede
om op menslike dinge te vertrou.* As iemand anders dink dat hy op
menslike dinge kan vertrou, ek nog meer:

5 Ek is besny op die agtste dag,*
afkomstig uit die volk Israel,
uit die stam van Benjamin,
'n Hebreër[e] uit die Hebreërs;*
wat die wet betref, 'n •Fariseër,*
6 wat ywer betref, 'n vervolger van die •kerk,*
wat •geregtigheid op grond van wetsbeoefening betref, onberispelik.

7 *Maar wat vir my 'n bate was,
beskou ek nou as verlies ter wille van Christus.
8 Inderdaad beskou ek alles as verlies
ter wille van die uitnemendheid daarvan
om Christus Jesus, my Here, te ken.
Ter wille van Hom het alles vir my waardeloos geword
en beskou ek dit as vullis
sodat ek Christus as bate kan bekom,
9 en in Hom bevind kan word,
nie met my geregtigheid op grond van die wet nie,
maar met die regverdiging[f] deur geloof in Christus —
die regverdiging wat van God kom, deur die geloof,*
10 en sodat ek Christus kan ken,
die krag van sy opstanding
en die gemeenskap met sy lyding,*
deur aan sy dood gelykvormig te word,*
11 *dat ek so die opstanding uit die dood kan bereik.

12 Nie dat ek dit al verkry het of reeds volmaak is nie, maar ek
streef daarna om dit my eie te maak,* omdat Christus Jesus my reeds
sy eie gemaak het.* 13 Broers,[g] ek reken nie dat ek dit self reeds my eie
gemaak het nie, maar een ding doen ek: Ek vergeet die dinge wat

agter is en strek my uit na wat voorlê. **14** *Ek jaag die doel na, om die
prys van God se hemelse roeping in Christus Jesus te bekom. **15** Laat
ons, wat geestelik volwasse is, so hieroor dink;* maar as julle anders
hieroor dink, sal God dit wel aan julle bekend maak. **16** *In elk geval,
laat ons voortgaan op die koers wat ons ingeslaan het.

**17** Broers, wees julle my navolgers,* en let op hulle wat leef volgens
die voorbeeld wat ons aan julle gestel het,* **18** want baie, van wie ek
dit dikwels vir julle gesê het, en nou weer in trane sê, leef as vyande
van die kruis van •Christus.* **19** Hulle einde is die verderf, hulle maag
is hulle god,* hulle eer is hulle skande — hulle wat aardse dinge
bedink.* **20** Ons burgerskap is egter in die hemel,* vanwaar ons as
Verlosser verwag: die Here Jesus Christus. **21** Hy sal ons nederige
liggaam verander om gelykvormig te word aan sy verheerlikte
liggaam, deur die krag wat Hom in staat stel* om alles aan Hom te
onderwerp.*

4 1 Daarom, my broers,h julle vir wie ek lief is en na wie ek verlang,
my vreugde en my kroon* — geliefdes, só moet julle vasstaan in die
Here.

**Vermanings**

2 Ek vermaan Euodia en ek vermaan Sintige om in die Here
eensgesind te wees. 3 Ja, ek vra jou ook, getroue medewerker,i help
hierdie vroue. Hulle het saam met my vir die saak van die evangelie
gestry, ook saam met Klemens en my ander medewerkers wie se name
in die •boekrol van die lewe* staan. 4 *Verbly julle altyd in die Here!
Ek sê weer: Verbly julle! 5 Laat julle welwillendheid aan alle mense
bekend word. Die Here is naby.* 6 Moet oor niks besorg wees nie,*
maar maak in alles julle versoeke aan God bekend deur te bid, te
smeek en Hom te dank.* 7 *En die vrede van God wat alle begrip
oortref, sal in •Christus Jesus oor julle harte en gedagtes waak.
8 *Verder, broers, alles wat waar is, alles wat eerbaar is, wat reg is,
wat rein is, wat lieflik is, wat lof verdien, ja, watter deug of watter
prysenswaardige saak daar ook mag wees — daarop moet julle julle
gedagtes rig. 9 Wat julle van my geleer en ontvang en gehoor en in my
gesien het — doen dit. En die God van vrede* sal met julle wees.

**Dank vir ondersteuning**

10 Ek is in die Here besonder bly dat julle nou uiteindelik van nuuts
af aan my gedink het. Eintlik hét julle aan my gedink, maar julle het
net nie die geleentheid gehad om aan my aandag te gee nie. 11 Ek sê
dit nie omdat ek gebrek ly nie, want ek het geleer om in alle
omstandighede tevrede te wees.* 12 Ek weet wat dit is om gebrek te ly
en ek weet wat dit is om oorvloed te hê; ek is in elke opsig ingewy in
al hierdie dinge: om versadig te wees, sowel as om honger te ly; om
oorvloed te hê, sowel as om gebrek te ly. 13 *Ek is tot alles in staat
deur Hom wat my krag gee. 14 Nogtans was dit goed van julle om in
my swaarkry te deel. 15 *Julle weet ook, Filippense, dat aan die begin
van my evangelieverkondiging, toe ek van Masedoniëj vertrek het,
geen gemeente bygedra het tot my rekening van inkomste en uitgawes
nie, behalwe julle alleen. 16 Ook in Thessalonika het julle meer as een
maal iets vir my behoeftes gestuur. 17 Dit is nie dat ek van julle 'n
bydrae verlang nie; ek verlang eerder dat die belegging wat julle
maak, toenemend moet groei.* 18 Ek het alles ontvang en het dit ruim.
Ek het meer as genoeg, noudat ek van Epafroditus ontvang het wat
julle gestuur het — dit is soos 'n lieflike geur,* 'n aanneemlike
offergawe wat God behaag. 19 En my God sal ruimskoots in al julle
behoeftes voorsien in ooreenstemming met sy heerlike rykdom in

•Christus Jesus. **20** Aan ons God en Vader kom die heerlikheid toe vir ewig en ewig. •*Amen*.

### Groete

**21** Groet elke heilige in Christus Jesus. Die broers[k] wat hier by my is, stuur vir julle groete. **22** Al die •heiliges, veral dié van die keiser se huishouding,[l] stuur vir julle groete.

### Seëngroet

**23** Die genade van die Here Jesus •Christus bly met julle gees.

* **1:2** Rom 1:7; Gal 1:3; Filem vs 3

* **1:3** Rom 1:8; 1 Kor 1:4

* **1:6 'n goeie werk … het:** Fil 2:13

* **1:6 dag … Jesus:** 1 Kor 1:8; Fil 1:10; 2:16

* **1:8 Want … getuie:** Rom 1:9; 2 Kor 1:23; 1 Thess 2:5

* **1:10 die dinge … onderskei:** Rom 2:18; 12:2; Heb 5:14

* **1:10 dag … Christus:** 1 Kor 1:8; Fil 1:6; 2:16

* **1:11** Joh 15:8

**a 1:12 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. Dit geld ook vir "broers" in vs 14.

* **1:12 wat … gelei het:** 2 Tim 2:9

**b 1:13 *pretorium:*** Die elite soldate van die keiserlike wag.

* **1:13 ek … gevangenskap:** Ef 3:1; 4:1; Filem vs 1,9

* **1:19 dit alles … lei:** Job 13:16

* **1:19 omdat … bid:** 2 Kor 1:11

* **1:20 ek nie … sal word:** 1 Pet 4:16

* **1:21 Want … Christus:** Gal 2:20

* **1:22 beteken … werk:** Rom 1:13

* **1:23 Aan … beste:** 2 Kor 5:8

* **1:27 Nog … waardig is:** Ef 4:1; Kol 1:10; 1 Thess 2:12

* **1:27 saam stry … evangelie:** Fil 4:3

* **1:30 Julle stry … stry het:** Hand 16:22

* **1:30 julle nou … steeds stry:** Fil 1:13

* **2:3 ydelheid:** Gal 5:26

* **2:3 die een … homself:** Rom 12:10

* **2:4** 1 Kor 10:24,33

* **2:6 het nie … vashou nie:** Joh 1:1-2; 17:5

* **2:7 maar Hy … prysgegee:** 2 Kor 8:9

* **2:7 en aan … word:** Joh 1:14; Rom 8:3; Heb 2:14,17

* **2:8 het Hy … dood toe:** Joh 10:17; Heb 5:8; 12:2

* **2:9 Daarom … verhoog:** Hand 2:33; Heb 1:3

* **2:9 aan Hom … geskenk:** Ef 1:21; Heb 1:4

* **2:10-11 elke knie … bely:** Jes 45:23; Rom 14:11

* **2:12 werk … verlossing:** Ps 2:11; 1 Pet 1:17

* **2:13 Dit is … werksaam is:** Joh 15:5; 1 Kor 12:6; 15:10; 2 Kor 3:5; 1 Thess 2:13

* **2:14 Doen … kla:** 1 Kor 10:10; 1 Pet 4:9

* **2:15 krom … geslag:** Deut 32:5; Matt 10:16; Hand 2:40

* **2:15 Julle skyn … heelal:** Dan 12:3; Matt 5:14; Ef 5:8

* **2:16 dag … Christus:** 1 Kor 1:8; Fil 1:6,10

* **2:16 terwyl julle … trots wees:** 1 Thess 2:19

* **2:16 sodat ek … het nie:** Jes 49:4; 65:23; Gal 2:2

* **2:17 Maar al … geloof:** Rom 15:16; 2 Tim 4:6

* **2:18 Net … julle bly wees:** Fil 3:1; 4:4

* **2:21** 2 Tim 4:10

* **2:25 julle gesant … nood:** Fil 4:18

* **2:29** 1 Kor 16:16,18; 1 Tim 5:17

**c 3:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:1 wees … Here:** Fil 2:18; 4:4

**d 3:2 honde:** Verwys na die Joodse dwaalleraars.

* **3:2 Pasop … honde:** Ps 22:17,21; Op 22:15

* **3:3** Rom 2:29

* **3:4 het ek … te vertrou:** 2 Kor 11:18

* **3:5 Ek is … dag:** Luk 1:59; 2:21

**e 3:5 Hebreër:** 'n Arameessprekende Jood.

* **3:5 afkomstig … Hebreërs:** 2 Kor 11:22

* **3:5 wat die wet … Fariseër:** Hand 23:6; 26:5

* **3:6 'n vervolger … kerk:** Hand 8:3; 22:4; 26:9-11

* **3:7** Matt 13:44,46; Luk 14:33

**f 3:9 regverdiging:** Kan ook vertaal word "vryspraak".

* **3:9 maar met … deur die geloof:** Rom 3:21-22

* **3:10 die gemeenskap … lyding:** Rom 8:17; Gal 6:17

* **3:10 sodat … word:** Rom 6:3-5

* **3:11** Hand 4:2; Op 20:5-6

* **3:12 ek streef … maak:** 1 Tim 6:12,19

* **3:12 omdat … gemaak het:** Hand 9:5-6

**g 3:13 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:14** 1 Kor 9:24

* **3:15 Laat … so hieroor dink:** Matt 5:48; 1 Kor 2:6

* **3:16** Gal 6:16

* **3:17 wees … navolgers:** 1 Kor 4:16; 11:1

* **3:17 let op … gestel het:** 1 Thess 1:7; 1 Pet 5:3

* **3:18 vyande … Christus:** 1 Kor 1:23; Gal 6:12

* **3:19 hulle maag … god:** Rom 16:18

* **3:19 hulle wat … bedink:** Rom 8:5-6

* **3:20 Ons … hemel:** Ef 2:6,19; Heb 12:22

* **3:21 Hy sal … staat stel:** Rom 8:29; 1 Kor 15:43-53

* **3:21 alles … onderwerp:** 1 Kor 15:28

**h 4:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. Dit geld ook vir "broers" in vs 8.

* **4:1 my broers … kroon:** 1 Thess 2:19-20

**i 4:3 medewerker:** Letterlik 'jukgenoot'; dit kan ook die eienaam van 'n medewerker wees.

* **4:3 boekrol … lewe:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Op 3:5; 13:8; 17:8; 20:12,15; 21:27

* **4:4** Fil 3:1

* **4:5 Die Here is naby:** Heb 10:37; Jak 5:8-9

* **4:6 Moet … wees nie:** Matt 6:25; 1 Pet 5:7

* **4:6 julle versoeke … dank:** Kol 4:2

* **4:7** Jes 26:3; Joh 14:27; Kol 3:15

* **4:8** Rom 12:17

* **4:9 God van vrede:** Rom 15:33; 16:20; 1 Kor 14:33; 1 Thess 5:23

* **4:11 in alle … wees:** 1 Tim 6:6

* **4:13** 2 Kor 12:10; 2 Tim 4:17

* **4:15** 2 Kor 11:9

**j 4:15 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **4:17 ek verlang … groei:** 1 Kor 9:11

* **4:18 lieflike geur:** Gen 8:21; Eks 29:18; Eseg 20:41

**k 4:21 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**l 4:22 keiser se huishouding:** Nie almal in diens van die keiser was in Rome gestasioneer nie; vgl Fil 1:13.

# DIE BRIEF AAN DIE
# KOLOSSENSE

1 2 3 4

**Inleiding**

*Die Brief aan die Kolossense* maak saam met die briewe aan die *Efesiërs, Filippense* en *Filemon* die viertal geskrifte uit wat bekend staan as Paulus se gevangenskapsbriewe.

By twee geleenthede is Paulus vir redelike lang tydperke as gevangene aangehou — tussen 56 en 58 nC in Sesarea (Hand 26:32) en tussen 60 en 62 nC in Rome (Hand 28:16-31). Dit is waarskynlik dat *Kolossense* (3:3,10,18) saam met *Efesiërs,* en miskien ook *Filemon,* tydens een van hierdie twee tydperke van Paulus se gevangenskap geskryf is. Die sterkste argument ten gunste van Rome word gesteun deur Paulus se *Brief aan die Filippense*.

Die brief word gerig aan die gelowiges in Kolosse, 'n groterige dorp geleë aan die Likusrivier in Klein-Asië, nie ver van Laodisea (vgl 4:16) en Hiërapolis af nie. Die gemeente in Kolosse is nie deur Paulus gestig nie (2:1), maar heel moontlik deur Epafras (1:7; 4:12). Hierdie omgewing is in 61 nC deur 'n vernietigende aardbewing getref. Hierna het Kolosse feitlik heeltemal uit die geskiedenis verdwyn.

*Die Brief aan die Kolossense* kan as 'n apologetiese geskrif getipeer word. Paulus het deur Eprafas van die gelowiges in Kolosse se geloof en liefde gehoor, maar ook dat hulle aan dwaalleer blootgestel word. Hy skryf aan hierdie gemeente om die dwaalleer deur die ware evangelie van Jesus Christus te weerlê. Die apostel se aanslag is om aan te spoor, op te voed en te bemoedig. *Die Brief aan die Kolossense* toon, met betrekking tot woordgebruik, styl en gedeelde temas, sterk ooreenkomste met *Efesiërs*.

Die dwaalleer wat Paulus bestry, het probeer om die boodskap van Christus met die nie-christelike werklikheidsbeskouings te versoen. Hiervolgens moes gelowiges, om God te ken en volle verlossing te ervaar, harmonie met bepaalde kosmiese magte nastreef. Hierdie magte is as hemelse wesens beskou (2:16-23). Die viering van bepaalde feeste soos die Nuwemaan, die Sabbat (2:16) en asketiese praktyke (2:20-21), was ook deel van hierdie beskouing. Paulus verduidelik dat die dwaalleer die volstrekte heerskappy van Christus en die volkomenheid van sy verlossing in die gedrang bring. Hierin staan die Christuslied van Kolossense 1:15-20 sentraal. Wie in verbondenheid met Christus leef, is volkome verlos en deel in die volheid van God.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1:1-2 Briefaanhef
- 1:3 — 2:5 Die betekenis van Jesus Christus en sy werk
- 2:6 — 4:6 Hoe gelowiges in verbondenheid met Jesus Christus moet leef
- 4:7-18b Laaste opdragte en groete
- 4:18c Seëngroet

**1** 1 Paulus, 'n •apostel van •Christus Jesus deur die wil van God,* en
van die broer Timotheus,
2 aan die •heiliges in Kolosse, gelowige broers[a] in Christus:
Genade vir julle en vrede van God, ons Vader!

### Danksegging

3 *Elke keer wanneer ons vir julle bid, dank ons God die Vader van
ons Here Jesus •Christus. 4 *Dit doen ons, want ons het gehoor van
julle geloof in Christus Jesus en die liefde wat julle vir al die •heiliges
het, 5 op grond van die hoop wat in die hemel op julle wag.* Julle het
al hiervan gehoor toe die woord van die waarheid, die evangelie,* 6
julle bereik het. Soos oral in die wêreld,* het die evangelie, van die
dag dat julle van God se genade gehoor en dit werklik verstaan het,
ook onder julle begin vrug dra en groei.* 7 Dit het julle geleer by
Epafras, ons geliefde medewerker,[b] wat ter wille van julle 'n getroue
dienskneg van Christus* is. 8 Dit was ook hy wat ons vertel het van die
liefde wat die Gees in julle bewerk het.
9 Daarom dan, van die dag dat ons dit gehoor het, hou ons nie op
om vir julle te bid nie. Ons bid dat julle vervul mag word met die
volle kennis van God se wil* deur al die wysheid en insig wat die Gees
gee,* 10 om tot eer van die Here te leef en Hom in alles tevrede te stel*
terwyl julle vrug dra deur elke goeie werk,* en groei in die kennis van
God, 11 en deur die mag van sy heerlikheid al die krag ontvang* om
geduldig in alles te volhard. Met blydskap 12 moet julle die Vader
dank omdat Hy julle geskik gemaak het om deel te hê aan die heiliges
se erfdeel* in die lig.

### Loflied aan God en die Seun

13 God het ons uit die mag van die duisternis* gered
en verplaas na die •koninkryk van sy geliefde Seun* —
14 *deur wie ons bevryding,
die vergifnis van sondes ontvang het.

15 Die Seun is die beeld van die onsigbare God,*
die •Eersgeborene van die hele skepping,
16 *want in Hom is alles geskep:
alles in die hemel en op die aarde,
die sigbare en die onsigbare dinge,
of dit konings of heersers is,
gesagvoerders of magte;
alles is deur Hom en tot Hom geskep.
17 Hy het voor alles bestaan*

en in Hom hang alles saam.
18 Hy is die hoof van sy liggaam, die •kerk.*

Hy is die oorsprong,
die Eersgeborene uit die dood[c]*
sodat Hy in alles die eerste plek kon inneem,
19 *want dit het God behaag om met sy volle wese in Hom te woon
20 en deur Hom alles met Hom te versoen*
deur vrede te bring deur sy bloed aan die kruis,*
ja, alles op aarde en in die hemel.*

#### Julle is met God versoen

21 Ook julle was voorheen van Hom vervreem, ja, vyandiggesind*
teenoor Hom op grond van julle slegte dade, 22 maar nou het Hy julle
deur sy liggaam met Homself versoen, sodat Hy deur sy dood* julle
heilig, sonder foute en onberispelik voor Hom kan stel.* 23 Maar dan
moet julle in die geloof bly,* gegrondves en onwrikbaar, en nie
losgeruk word van die hoop wat die evangelie bring nie. Dit is die
evangelie wat julle gehoor het en wat in die hele skepping onder die
hemel verkondig is* en waarvan ek, Paulus, 'n dienaar geword het.

#### Die misterie is bekend

24 Nou is ek bly oor die lyding wat ek om julle onthalwe verduur.*
Ja, met my liggaam vul ek die oorblywende deel van •Christus se
verdrukking aan, tot voordeel van sý liggaam, die •kerk. 25 *Van dié
kerk het ek 'n dienaar geword toe God die bedieningstaak aan my
toevertrou het om in julle belang die woord van God volledig bekend
te maak. 26 *Die misterie wat vir eeue en geslagte lank verborge was,
is nou aan sy •heiliges bekend gemaak. 27 God het besluit om aan hulle
bekend te maak hoe ryk die heerlikheid* van hierdie misterie vir alle
nasies is:* Christus is in julle, Hy is die hoop op die heerlikheid.* 28
Hom verkondig ons terwyl ons elke mens vermaan en elke mens in
alle wysheid onderrig, sodat ons elke mens tot volmaaktheid in
Christus kan bring.* 29 Daarvoor span ek my ook in, terwyl ek die
worstelstryd voer[d] deur sy krag wat met mag in my werk.*

**2** 1 Ek wil hê julle moet weet hoe 'n groot stryd ek het — vir julle, vir
diegene in Laodisea en vir diegene wat my nog nie persoonlik ontmoet
het nie. 2 Dit is my doel dat hulle harte, deur liefde verenig, bemoedig
mag word en dat hulle kan kom tot die volle rykdom van
allesomvattende insig, ja, tot die kennis van die misterie van God,
naamlik •Christus,* 3 *in wie al die skatte van wysheid en kennis
verborge is.* 4 *Dit sê ek sodat niemand julle met slinkse argumente
om die bos sal lei nie. 5 Al is ek wel nie liggaamlik teenwoordig nie, is
ek in die gees by julle* en baie bly om te sien hoe ordelik julle optree
en hoe vas julle geloof in Christus is.

#### Saam met Christus gesterf en opgestaan

6 Aangesien julle dus Christus Jesus die Here aangeneem het, bly in
Hom leef; 7 in Hom is julle gewortel en in Hom word julle opgebou*
en versterk in die geloof, soos julle onderrig is, terwyl julle
oorvloedige dankbaarheid betoon. 8 *Pasop dat niemand julle meevoer
deur leë en misleidende filosofiese redenasies wat gegrond is op
menslike tradisie en teorieë oor die kosmiese elemente,e en nie op
•Christus nie. 9 *In Hom is die volle wese van God immers liggaamlik
teenwoordig. 10 En in Hom, wat Hoof oor elke heerskappy en mag is,*
is julle met hierdie volheid vervul. 11 *In Hom is julle ook besny, nie
met die besnydenis deur mensehande nie, maar deur die besnydenis
van Christus, waardeur julle sondige aard weggeneem is, 12 *toe julle
in die doop saam met Hom begrawe is. In Hom is julle ook saam
opgewek* deur die geloof in die krag van God wat Hom uit die dood
opgewek het.* 13 Ja, toe julle dood was as gevolg van julle
oortredinge, en julle sondige aard nog nie weggesny was nie, het Hy
julle saam met Hom lewend gemaak* nadat Hy al ons oortredinge
vergewe het. 14 Hy het die skuldbewys met sy aanklagte teen ons
uitgewis en dit vir altyd weggeneem* toe Hy dit aan die kruis
vasgespyker het.* 15 Nadat Hy hierdeur die gesagvoerders en
maghebbers ontwapen het, het Hy hulle in die openbaar ten toon
gestel toe Hy hulle in sy triomftog meegevoer het.
16 *Moet dus nie dat iemand julle oordeel oor wat julle eet of drink
of oor 'n fees, 'n nuwemaansfees of die Sabbat nie. 17 Hierdie dinge is
net 'n skaduwee van dit wat aan die kom was,* maar die werklikheid
is Christus. 18 Moenie dat iemand wat aandring op sogenaamde
selfvernedering en die aanbidding van engele, en wat hom in visioene
verdiep, julle van die prys beroof nie. As gevolg van sy sondige aard
dink hy sonder rede baie van homself 19 en hou nie vas aan die Hoof
nie, uit wie die hele liggaam ontwikkel, ondersteun en saamgebind
deur gewrigte en spiere, met groeikrag wat van God kom.*

**Leef die nuwe lewe in Christus**

20 *As julle saam met •Christus die kosmiese elemente[f] afgesterf het,
waarom is julle, asof julle nog as deel van die wêreld leef, steeds
gebonde aan voorskrifte soos: 21 “Moenie daaraan vat of proe of raak
nie”? 22 Al hierdie voorskrifte is gebaseer op mensgemaakte
voorskrifte en leringe* wat mettertyd tot niet gaan. 23 Hoewel hierdie
voorskrifte met hulle selfopgelegde godsdienspligte, gewaande
nederigheid en liggaamlike kastyding,* die skyn van wysheid het, is
dit heeltemal nutteloos, maar dien tot bevrediging van die sondige
aard.*

**3** 1 As julle dan saam met •Christus opgewek is,* streef na dit wat
daarbo is, waar Christus aan die regterhand[g] van God sit.* 2 *Bedink
die dinge daarbo, nie die dinge op aarde nie. 3 Julle het immers
gesterf* en julle lewe is saam met Christus verborge in God. 4 Wanneer
Christus verskyn, Hy wat julle lewe is,* sal julle ook saam met Hom in
heerlikheid verskyn.* 5 *Daarom moet julle daardie deel van julle wat
op die aardse gerig is, afsterf: onsedelikheid, onreinheid, wellus en
slegte begeertes, en ook gierigheid, wat afgodediens is. 6 *As gevolg
van sulke dinge kom die oordeel van God oor die kinders van die
ongehoorsaamheid.[h] 7 Ook julle het vroeër daaraan meegedoen, toe
julle nog soos hulle geleef het. 8 *Maar nou moet ook julle van al
hierdie dinge ontslae raak: toorn, driftigheid, kwaadwilligheid,
lastering en onwelvoeglike taal wat uit julle mond kom. 9 Moenie vir
mekaar lieg nie,* aangesien julle die ou mens en sy gewoontes
uitgetrek het* 10 *en die nuwe mens wat tot volle kennis en na die
beeld van sy Skepper* vernuwe word, aangetrek het.[i] 11 *By die nuwe
mens is daar nie onderskeidings soos Griek[j] of Jood, besnedene of
onbesnedene, barbaar[k] of selfs Skittiër,[l] slaaf of vry persoon nie, maar
Christus is alles en in almal. 12 Daarom, omdat julle God se
uitverkore* •heiliges en geliefdes is, beklee julleself met innige
meelewing, goedheid, nederigheid, sagmoedigheid en geduld.* 13
Verdra mekaar en, as enigeen 'n klagte teen enigiemand het, vergewe
mekaar. Soos die Here julle vergewe het, so moet julle ook vergewe.*
14 *Bo en behalwe al hierdie dinge moet julle julle beklee met die
liefde, wat die band is wat alles volmaak saambind. 15 Verder, laat die
vrede van Christus in julle harte regeer.* As lede van een liggaam is
julle immers daartoe geroep.* En wees dankbaar. 16 Laat die woord
van Christus[m] oorvloedig in julle woon. Onderrig en vermaan mekaar
in alle wysheid deur met dankbare harte psalms, lofgesange en
geestelike liedere tot God te sing.* 17 En wat julle ook al doen, in
woord of daad, doen alles in die Naam van die Here Jesus,* terwyl
julle God die Vader deur Hom dank.*

#### Voorskrifte vir verhoudings

18 *Vroue, julle moet ondergeskik wees aan julle mans, soos dit in
die Here gepas is. 19 Mans, julle moet julle vroue liefhê* en nie bitter
teenoor hulle wees nie. 20 *Kinders, julle moet julle ouers in alle
opsigte gehoorsaam omdat dit vir die Here aanneemlik is. 21 Vaders,
julle moenie julle kinders treiter* sodat hulle moedeloos word nie. 22
*Slawe, julle moet julle aardse eienaars in alle opsigte gehoorsaam; nie
met lippediens om mense se guns te wen[n] nie, maar met 'n opregte
hart, uit ontsag vir die Here. 23 Wat julle ook al doen, werk met

geesdrif, soos vir die Here en nie soos vir mense nie, **24** in die wete dat
julle 'n erfdeel as beloning van die Here sal ontvang; want julle staan
in diens van die Here •Christus. **25** Elkeen wat verkeerd doen, sal
immers vir sy verkeerde dade vergeld word; niemand word volgens
die uiterlike beoordeel nie.*

**4** 1 *Julle, eienaars, julle moet aan julle slawe gee wat reg en billik is
in die wete dat julle ook 'n Eienaar in die hemel het.

#### Bid en tree met wysheid op

2 Volhard in gebed.* Wees waaksaam en dankbaar as julle bid. 3 Bid
terselfdertyd ook vir ons dat God vir ons 'n deur vir die Woord sal
oopsluit om die misterie van •Christus te verkondig* — dit waarvoor
ek in boeie is — 4 en bid dat ek dit met die regte woorde sal kan
verduidelik.* 5 *Tree met wysheid teenoor buitestanders op, en koop
die tyd uit. 6 Julle woorde moet altyd in goeie smaak wees,* met sout
besprinkel,[o] sodat julle kan weet hoe om 'n ieder en 'n elk te
antwoord.*

#### Laaste opdragte en groete

7 *Tigikus, die geliefde broer, getroue dienaar en medewerker[p] in
die Here, sal alles oor my omstandighede aan julle bekend maak. 8
Juis hiervoor stuur ek hom na julle, sodat julle van ons omstandighede
kan weet en sodat hy julle harte kan bemoedig. 9 Ek stuur hom saam
met Onesimus, die getroue en geliefde broer,* wat van julle af kom.
Hulle sal julle alles van ons omstandighede hier vertel.

10 Aristargus, my medegevangene,* stuur groete vir julle, en ook
Markus, Barnabas se neef.* Oor hom het julle reeds opdragte ontvang
— wanneer hy by julle kom, verwelkom hom. 11 Dieselfde geld ook
Jesus, wat Justus genoem word. Van diegene wat uit die besnydenis
kom, is hulle die enigste medewerkers vir die •koninkryk van God; en
hulle het 'n groot troos vir my geword. 12 Epafras, een van julle, 'n
dienskneg van •Christus Jesus,* stuur vir julle groete. Hy worstel
voortdurend vir julle in sy gebede dat julle, volledig en met volle
oortuiging, in die hele wil van God staande mag bly. 13 Ek getuig van
hom dat hy baie moeite doen vir julle en die mense in Laodisea en
Hiërapolis. 14 Lukas, die geliefde dokter, en Demas* groet julle. 15
Groet die broers[q] in Laodisea, en ook Nimfa en die gemeente wat in
haar huis bymekaarkom. 16 En wanneer hierdie brief by julle
voorgelees is, sorg dat dit ook in die gemeente van Laodisea
voorgelees word, en dat julle ook die brief wat van Laodisea af kom,
voorlees. 17 Sê ook vir Argippus:* “Let op die bedieningstaak wat jy
van die Here ontvang het, sodat jy dit uitvoer.”

18 Dié groetwoorde in my eie handskrif: *Van Paulus.** Dink aan my
boeie.

#### Seëngroet

Die genade bly met julle!

* **1:1 Paulus … God:** 1 Kor 1:1; Ef 1:1

**a 1:2 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:3** Ef 1:16; 1 Thess 1:2

* **1:4** Ef 1:15

* **1:5 die hoop … wag:** 1 Pet 1:4

* **1:5 die woord … evangelie:** Ef 1:13

* **1:6 Soos … wêreld:** 1 Tim 3:16

* **1:6 begin … groei:** Rom 1:13

**b 1:7 medewerker:** Letterlik 'medeslaaf'.

* **1:7 Epafras … Christus:** Kol 4:12

* **1:9 kennis … wil:** Ef 1:9; 5:17

* **1:9 Ons bid … Gees gee:** Ef 1:15-17; Fil 1:9

* **1:10 om tot … stel:** Ef 4:1; Fil 1:27

* **1:10 terwyl … werk:** Ef 2:10

* **1:11 deur … ontvang:** Ef 1:19; 3:16

* **1:12 heiliges se erfdeel:** Ef 1:18

* **1:13 mag … duisternis:** Luk 22:53; Ef 2:2; 6:12

* **1:13 sy … Seun:** Matt 3:17; Ef 1:6

* **1:14** Ef 1:7

* **1:15 beeld … God:** 2 Kor 4:4; Heb 1:3; **die onsigbare God:** Joh 1:18; 1 Tim 6:16

* **1:16** Joh 1:3,10

* **1:17 Hy … bestaan:** Joh 1:1; 8:58

* **1:18 Hy … kerk:** Ef 1:22-23; 4:15; 5:23

**c 1:18 Eersgeborene … dood:** Letterlik 'Eersgeborene vanuit die dooies', met ander woorde die Een wat eerste uit die dood opgestaan het.

* **1:18 Hy … oorsprong … dood:** Hand 4:2; 26:23; Op 1:5

* **1:19** Joh 1:16; Ef 1:23; Kol 2:9

* **1:20 en deur … versoen:** Ef 1:7; 2:16; 1 Joh 2:2

* **1:20 deur vrede … kruis:** Rom 5:1; Ef 2:13

* **1:20 ja … hemel:** Ef 1:10

* **1:21 Ook … vyandiggesind:** Rom 5:10; Ef 2:12; 4:18

* **1:22 maar … dood:** Ef 2:14,16

* **1:22 sodat … stel:** Ef 5:27

* **1:23 Maar … bly:** Heb 3:14

* **1:23 en wat … verkondig is:** Mark 16:15; 1 Tim 3:16

* **1:24 Nou … verduur:** Ef 3:13

* **1:25** Ef 3:2,7-8

* **1:26** Rom 16:25-26; Ef 3:3,5,9-10

* **1:27 hoe … heerlikheid:** Ef 1:18

* **1:27 God … nasies is:** Rom 16:25; Ef 1:18; 3:9

* **1:27 Christus … heerlikheid:** 1 Tim 1:1

* **1:28 sodat … bring:** Ef 4:13

**d 1:29 worstelstryd voer:** 'n Beeld afkomstig van die antieke spele; vgl Kol 2:1; 2 Tim 4:7.

* **1:29 deur sy … werk:** Ef 3:7,20; Fil 4:13

* **2:2 misterie … Christus:** Ef 3:4; Kol 1:26; 4:3

* **2:3** Jes 45:3; 1 Kor 1:24,30; Ef 3:19; *Henog* 46:3 •**Pseudepigrawe**

* **2:3 die skatte … verborge is:** Spr 2:3-4

* **2:4** Rom 16:18; Ef 5:6; Kol 2:8

* **2:5 Al is … by julle:** 1 Kor 5:3

* **2:7 in Hom … opgebou:** Ef 2:20,22

* **2:8** Rom 16:18; Ef 5:6; Kol 2:4

**e 2:8 kosmiese elemente:** Die dwaalleer in Kolosse het die basiese elemente van die wêreld as magte vergoddelik en bepaalde gedragsvoorskrifte in diens van hierdie magte voorgeskryf.

* **2:9** Joh 1:14,16

* **2:10 wat … mag is:** Ef 1:21-22

* **2:11** Rom 2:29

* **2:12** Rom 6:4

* **2:12 In Hom … opgewek:** Kol 3:1

* **2:12 God … opgewek het:** Ef 1:19-20

* **2:13 toe julle … gemaak:** Ef 2:1,5

* **2:14 Hy het … weggeneem:** Ef 2:14-15

* **2:14 aan … vasgespyker het:** Ef 2:16; 1 Pet 2:24

* **2:16** Rom 14:1-12

* **2:17 Hierdie … kom was:** Heb 8:5; 10:1

* **2:19 Hoof … God kom:** Ef 2:21; 4:15-16

* **2:20** Gal 4:3-5,9

**f 2:20 kosmiese elemente:** Die dwaalleer in Kolosse het die basiese elemente van die wêreld as magte vergoddelik en bepaalde gedragsvoorskrifte in diens van hierdie magte voorgeskryf.

* **2:22 mensgemaakte … leringe:** Jes 29:13; Matt 15:9

* **2:23 liggaamlike kastyding:** 1 Tim 4:3

* **2:23 bevrediging … aard:** Rom 13:14

* **3:1 As … opgewek is:** Kol 2:12

**g 3:1 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

* **3:1 waar … sit:** Ps 110:1; Matt 22:44; Mark 16:19; Hand 2:34; Ef 1:20; Heb 1:3; 8:1; 10:12; 12:2

* **3:2** Matt 6:33

* **3:3 Julle … gesterf:** Rom 6:2; 2 Kor 5:14

* **3:4 Christus … lewe is:** Gal 2:20; Fil 1:21

* **3:4 julle ook … verskyn:** 1 Kor 15:43; Fil 3:21; 1 Joh 3:2

* **3:5** Rom 6:6,11; 8:13; Ef 4:19; 5:3,5

* **3:6** Ef 5:6

**h 3:6 kinders … ongehoorsaamheid:** 'n Semitiese idioom wat ook vertaal kan word “mense wat ongehoorsaam is”. In sommige manuskripte ontbreek hierdie woorde.

* **3:8** Ef 4:25-31; 5:4

* **3:9 Moenie … lieg nie:** Ef 4:25

* **3:9 aangesien … uitgetrek het:** Ef 4:22

* **3:10** Ef 4:24

* **3:10 na die … Skepper:** Gen 1:26-27

**i 3:9-10 uitgetrek … aangetrek het:** Die beeldspraak van klere aantrek en uittrek word hier gebruik om die gelowige se aflê van 'n sondige leefstyl en aanneem van 'n nuwe leefstyl as Christen te verduidelik.

* **3:11** Gal 3:28; 1 Kor 12:13; Rom 10:12

**j 3:11 Griek:** 'n Term vir alle nie-Jode.

**k 3:11 barbaar:** Dui hier op nie-Grieke, mense wat nie bekend was met die Griekse taal en kultuur nie.

**l 3:11 Skittiër:** 'n Volk wat destyds die toonbeeld van onbeskaafdheid was.

* **3:12 God se uitverkore:** 1 Pet 2:9

* **3:12 beklee … geduld:** Ef 4:2,32

* **3:13 vergewe mekaar … ook vergewe:** Matt 6:14; Ef 4:32; 5:2

* **3:14** Rom 13:8,10; Ef 4:3

* **3:15 laat … regeer:** Fil 4:7

* **3:15 As lede … geroep:** 1 Kor 12:13,27; Ef 4:4

**m 3:16 woord van Christus:** Hierdie frase kom net hier in die Nuwe Testament voor en verwys na die evangelie.

* **3:16 Onderrig … sing:** Ef 5:19

* **3:17 En wat … Jesus:** 1 Kor 10:31

* **3:17 terwyl … dank:** Ef 5:20

* **3:18** Gen 3:16; Ef 5:22; 1 Pet 3:1

* **3:19 Mans … liefhê:** Ef 5:25; 1 Pet 3:7

* **3:20** Ef 6:1

* **3:21 Vaders … treiter:** Ef 6:4

* **3:22-25** Ef 6:5-8

**n 3:22 lippediens … wen:** Letterlik 'oëdiens soos mensebehaers'; vgl Ef 6:6.

* **3:25 niemand … nie:** Deut 10:17; 2 Kron 19:7; Hand 10:34; Ef 6:9

* **4:1** Lev 25:43,53; Ef 6:9

* **4:2 Volhard in gebed:** Ef 6:18; Fil 4:6; 1 Thess 5:17

* **4:3 Bid … verkondig:** Ef 6:19; 2 Thess 3:1; Rom 15:30; 1 Kor 16:9

* **4:4 dit waarvoor … verduidelik:** Ef 6:20

* **4:5** Ef 5:15-16; 1 Thess 4:11-12

* **4:6 Julle … wees:** Ef 4:29

**o 4:6 met … besprinkel:** Dui daarop dat sout kos smaaklik maak; vgl Mark 9:50.

* **4:6 sodat … antwoord:** 1 Pet 3:15

* **4:7-8** Ef 6:21-22

**p 4:7 medewerker:** Letterlik 'medeslaaf'.

* **4:9 Onesimus … broer:** Filem vs 10-12

* **4:10 Aristargus … medegevangene:** Hand 19:29; 27:2; Filem vs 24

* **4:10 Markus … neef:** Hand 12:12,25; 13:13; 15:37-39; Filem vs 24

* **4:12 Epafras … Jesus:** Kol 1:7; Filem vs 23

* **4:14 Lukas … Demas:** 2 Tim 4:10,11; Filem vs 24

**q 4:15 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **4:17** **Argippus:** Filem vs 2

* **4:18** **Dié groetwoorde ... Paulus:** 1 Kor 16:21; 2 Thess 3:17

# DIE EERSTE BRIEF AAN DIE THESSALONISENSE

1 2 3 4 5

**Inleiding**

*Die Eerste Brief aan die Thessalonisense* is waarskynlik die heel vroegste brief van Paulus — en dus een van die heel vroegste Christelike geskrifte. Dit is teen die einde van 50 nC vanuit Athene of Korinthe geskryf.

Alhoewel Silvanus en Timotheus as mede-outeurs aangedui word (1:1), is Paulus duidelik die skrywer en hooffiguur — soos blyk uit sy verwysings na sy aanvanklike prediking en handearbeid in Thessalonika en sy intense betrokkenheid by die welsyn van die gemeente (2:1 — 3:13).

Thessalonika was die hoofstad van die Romeinse provinsie Masedonië, geleë in die noorde van die Balkanskiereiland. Die gemeente het hoofsaaklik uit Grieke bestaan wat uit die heidendom tot die Christelike geloof bekeer is (1:9-10). Onder die gemeentelede was daar egter ook godvresende Grieke wat reeds voorheen die God van Israel leer ken het — 'n aantal vroue uit die elite van die stad, en 'n groepie Jode (Hand 17:4). Die gemeente was nie baie welvarend nie. Paulus moes self hard werk om in sy lewensonderhoud te voorsien (2:9) en vermeld met waardering die ondersteuning wat hy van die gemeente van Filippi ontvang het (Fil 4:16).

Die vyandige optrede van sekere Jode het die apostel en sy kollegas gedwing om Thessalonika voortydig te verlaat (Hand 17:1-10). Weens kommer oor hierdie jong, onervare gemeente, stuur Paulus vir Timotheus om hulle te besoek en te versterk. Hy keer terug met baie positiewe nuus: Ten spyte van vervolging bly die gemeente standvastig en het hulle 'n voorbeeld vir hulle hele omgewing geword (1:2-10). Tog is daar ook sekere vrae en probleme. Paulus skryf *1 Thessalonisense* om sy dankbaarheid uit te spreek, maar ook om die gemeente aan te spoor om te volhard. Kwaadstokers het die integriteit van sy optrede in Thessalonika verdag gemaak; daarom beklemtoon hy die onbaatsugtigheid van sy evangeliearbeid (2:1-12). Teenoor die losse heidense leefwyse in Thessalonika, wat waarskynlik nog verder deur die plaaslike heidense kultusse van Dionisus en Kabirus bevorder is, beklemtoon die apostel die noodsaaklikheid van 'n toegewyde leefstyl (4:1-12). Weens misverstande brei hy uit oor die aard van die wederkoms (4:13 — 5:11).

Afgesien van die gedeelte oor die wederkoms, is *1 Thessalonisense* 'n baie praktiese skrywe. Reeds hierdie heel eerste brief van die apostel toon hoe goed hy op hoogte was van die brief- en ander literêre konvensies van sy tyd, maar ook hoe hy daarin slaag om hierdie konvensies in te bou en te benut vanuit 'n Christelike perspektief.

Die twee belangrikste temas is die noodsaaklikheid van 'n toegewyde en voorbeeldige leefstyl (4:1-12) en die wederkoms (4:13 — 5:11). Trouens, *1 Thessalonisense* is by uitstek die brief waarin Paulus gelowiges van alle tye inlig oor hulle Christelike wederkomsverwagting.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1:1 Briefaanhef
- 1:2-10 Dankgebed
- 2:1-20 Paulus se onbaatsugtige arbeid
- 3 Timotheus se besoek

**1** 1 Paulus, Silvanus en Timotheus,

aan die gemeente van die Thessalonisense, in God die Vader en die Here Jesus •Christus:*

Genade vir julle en vrede.

**Dankgebed**

2-3 Ons dank God altyd oor julle almal wanneer ons aan julle dink in
ons gebede.* Voor God ons Vader onthou ons onophoudelik die
werking van julle geloof, die moeitevolle inspanning van julle liefde
en die volharding van julle hoop* op ons Here Jesus Christus. 4
Broers,[a] julle vir wie God liefhet, ons weet van julle verkiesing, 5 want
ons evangelie het nie alleen deur die woord nie, maar ook met krag*
en deur die Heilige Gees en in volle versekering na julle gekom.
Net so weet julle hoe voorbeeldig ons optrede by julle was — ter
wille van julle. 6 En julle het ons navolgers geword* en van die Here,
nadat julle die woord ten spyte van groot verdrukking met blydskap
van die Heilige Gees ontvang het,* 7 *met die gevolg dat julle 'n
voorbeeld vir al die gelowiges in Masedonië[b] en Agaje[c] geword het. 8
Die woord van die Here het immers van julle af nie net in Masedonië
en Agaje weerklink nie; julle geloof in God het inderdaad na elke plek
versprei.* Gevolglik het ons nie nodig om meer iets daaroor te sê nie. 9
Daardie mense vertel oor ons van die besondere ontvangs wat ons by
julle gekry het en hoe julle teruggedraai het na God toe, weg van die
afgode, om die lewende en ware God te dien,* 10 en om sy Seun uit die
hemel te bly verwag* wat Hy uit die dood opgewek het* — Jesus, wat
ons red uit die oordeel wat kom.*

**Paulus se onbaatsugtige arbeid**

**2** 1 *Julle weet tog, broers,[d] dat ons besoek aan julle nie vergeefs
was nie, 2 maar alhoewel ons, soos julle weet, vroeër in Filippi gely
het en beledig is,* het ons vrymoedigheid in ons God gehad om julle
van God se evangelie te vertel, al het dit baie inspanning gekos.* 3
Want ons pleidooi is nie uit dwaling, nie uit onsuiwerheid en nie met
bedrog nie, 4 maar, soos ons deur God goedgekeur is sodat die
evangelie aan ons toevertrou kon word,* so praat ons ook nie om
mense tevrede te stel nie,* maar God, Hy wat ons harte toets.* 5 Want
soos julle weet, het ons ons nog nooit met vleiery opgehou nie, en ook
nie met valse motiewe van inhaligheid nie* — God is ons getuie!* 6
Ook het ons nie die eer van mense gesoek nie, nóg van julle, nóg van
ander.* 7 Alhoewel ons as •apostels van •Christus eise kon stel, het ons
sag soos babatjies in julle midde geword. Soos 'n ma wat haar eie
kinders voed en koester, 8 so geheg het ons aan julle geraak; en ons
het dit goedgedink om nie net die evangelie van God aan julle mee te
deel nie, maar selfs ook ons eie lewens — omdat julle vir ons geliefd
geword het. 9 Julle onthou tog ons moeite en harde werk, broers;
terwyl ons dag en nag gewerk het sodat ons vir niemand van julle 'n
las sou wees nie,* het ons die evangelie van God aan julle verkondig.
10 Julle en God is getuies hoe heilig en regverdig en onberispelik ons
geword het vir julle wat glo. 11 Net so weet julle ook hoe ons vir
elkeen van julle soos 'n vader vir sy eie kinders was, 12 terwyl ons julle
vermaan en bemoedig en aanspoor om 'n lewe te lei wat dié God
waardig is* wat julle tot sy koninkryk en heerlikheid geroep het.*

13 En daarom dank ons God onophoudelik* dat julle, nadat julle die
woord van God van ons ontvang het, dit nie as 'n woord van mense
aanvaar het nie, maar waarlik as die Woord van God* — dié Woord
wat werksaam is in julle wat glo. 14 Want julle, broers, het navolgers
geword van die gemeentes van God in Christus Jesus wat in Judea is,
omdat julle dieselfde dinge onder julle eie mense gely het* as hulle
onder die Jode, 15 hulle wat die Here Jesus en die profete
doodgemaak* en ons ernstig vervolg het, wat God nie tevrede stel nie
en vyandig teenoor alle mense is, 16 en wat ons verhinder om met die
heidene te praat sodat hulle verlos kan word. So het die Jode se
sondes in elke opsig hulle volle maat bereik,* en die oordeel het
uiteindelik oor hulle gekom!

17 Maar, broers, aangesien ons vir 'n kort tydjie van julle geskei is —
in persoon, maar nie in ons harte nie — het ons werklik met groot
verlange alles in ons vermoë gedoen om julle van aangesig tot
aangesig te sien.* 18 Daarom wou ons na julle kom — ek, Paulus, weer

en weer — maar Satan[e] het ons verhinder. **19** *Want watter hoop of
vreugde of kroon van roem, behalwe juis julle, sal daar vir ons by die
Here Jesus wees wanneer Hy kom? **20** Want julle is ons trots en
vreugde!

**Timotheus se besoek**

**3** 1 Daarom, toe ons dit nie langer kon uithou nie, het ons dit
goedgedink om alleen in Athene agter te bly* 2 en het ons Timotheus
gestuur, ons broer en medewerker in diens van God,* wat gekies is om
die evangelie van •Christus te verkondig, om julle in julle geloof te
versterk en te bemoedig, 3 sodat niemand deur hierdie beproewinge
van koers gebring word nie.* Julle weet immers self dat ons daartoe
bestem is.* 4 Want ook toe ons by julle was, het ons vooraf vir julle
gesê dat ons op die punt staan om verdruk te word,* iets wat, soos
julle weet, inderdaad gebeur het. 5 Daarom het ek ook, toe ek dit nie
langer kon verduur nie, vir Timotheus gestuur om vas te stel hoe dit
met julle geloof gaan* en of die verleier julle nie miskien inderdaad
verlei het en ons moeitevolle arbeid vergeefs was nie.

6 Maar vandat Timotheus van julle af by ons aangekom en die goeie
nuus van julle geloof en liefde aan ons oorgedra het* — dat julle
deurentyd goeie herinneringe van ons het en daarna smag om ons te
sien, soos ons vir julle — 7 *is ons, wat julle betref, broers,[f] te midde
van al ons nood en verdrukking, vertroos deur julle geloof. 8 Want nou
leef ons, mits julle vas in die Here bly staan. 9 Watter dank kan ons
immers na behore aan God bring vir julle, vir elke vreugde oor julle
wat ons voor ons God het? 10 Terselfdertyd smeek ons dag en nag baie
ernstig om julle van aangesig tot aangesig te mag sien en om te kan
voorsien in wat aan geloof by julle ontbreek.

11 En mag God ons Vader self, en ons Here Jesus ons pad na julle
rig; 12 mag die Here julle liefde vir mekaar en vir almal laat toeneem
en oorvloedig maak, soos ons liefde vir julle ook is. 13 Mag Hy julle
harte versterk, sodat julle met die koms van ons Here Jesus saam met
al sy •heiliges,* vlekkeloos in heiligheid* voor ons God en Vader kan
wees. •*Amen*.

**Aansporing tot 'n toegewyde lewe**

4 1 *Verder dan, broers,[g] vra ons julle, en spoor ons julle ter wille
van die Here Jesus aan: Julle is deur ons onderrig oor hoe julle moet
leef om God te behaag; julle leef inderdaad reeds hiervolgens, maar
julle moet nog al hoe meer so leef. 2 Julle weet tog watter voorskrifte
ons vir julle gegee het deur die Here Jesus. 3 Want dit is God se wil
dat julle heilig moet leef.* Julle moet julle van onsedelikheid weerhou.
4 *Elkeen van julle moet weet hoe om sy eie vrou te bekom,[h] op 'n
heilige en eerbare wyse, 5 en nie uit wellustige begeerte soos die
heidene wat God nie ken nie.* 6 Niemand van julle moet in hierdie
opsig oortree en sy broer bedrieg nie, want, soos ons tevore vir julle
gesê en nadruklik bevestig het, die Here vergeld* al hierdie dinge.

7 *God het ons immers nie tot onreinheid geroep nie, maar tot
heiligheid. 8 Daarom dan: die een wat dit verontagsaam,
verontagsaam nie 'n mens nie, maar God,* wat sy Heilige Gees aan
julle gegee het.* 9 *Oor die broederliefde[i] is dit nie nodig dat ek vir
julle skryf nie, want julle is self deur God geleer* om mekaar lief te hê.
10 Julle het immers ook al die broers in die hele Masedonië[j] lief.*
Maar ons moedig julle aan, broers, om dit nog meer te doen 11 en dit
vir julle 'n saak van eer te maak om kalm te bly, julle met julle eie
sake te bemoei en met julle eie hande te werk,* soos ons julle opdrag
gegee het. 12 Sodoende sal julle eerbaar kan leef in die oë van die
buitestanders* en van niemand afhanklik wees nie.

**Troos ten opsigte van diegene wat gesterf het**

13 Broers,[k] ons wil nie hê dat julle onkundig moet wees oor diegene
wat ontslaap[l] het nie, sodat julle nie treur soos die ander mense wat
nie hoop het nie.* 14 Want as ons glo dat Jesus gesterf het en
opgestaan het* — God sal ook so diegene wat gesterf het, deur Jesus
met Hom saamneem.

15 Want dít sê ons vir julle deur die woord van die Here:* Ons wat
lewe, wat agtergebly het tot die koms van die Here,[m]* sal beslis nie
diegene wat gesterf het, voor wees nie. 16 Want die Here self sal met 'n
bevel, met die stem van 'n aartsengel en met 'n trompetgeskal van
God, uit die hemel afkom,* en diegene wat in •Christus gesterf het, sal
eerste opstaan.* 17 Daarna sal ons wat lewe en oorgebly het, saam met
hulle in die wolke opgeneem word om die Here in die lug te ontmoet.
En so sal ons altyd by die Here wees.* 18 Bemoedig mekaar dan met
hierdie woorde.

### Die koms van die Here

5 1 *Oor die tye en geleenthede, broers,[n] is dit nie nodig dat ons
aan julle skryf nie, 2 want julle weet self baie goed dat die dag van die
Here soos 'n dief in die nag kom.* 3 Wanneer hulle sê, “Daar is vrede
en veiligheid,”* kom vernietiging skielik oor hulle,* soos geboortepyne
'n swanger vrou oorval,* en hulle sal beslis nie ontkom nie. 4 Maar
julle, broers, is nie in die duisternis nie, sodat dié dag julle nie soos 'n
dief sal oorval nie. 5 *Julle is immers almal kinders van die lig en
kinders van die dag. Ons is nie van die nag of die duisternis nie. 6 Laat
ons dan nie slaap soos die ander nie, maar waaksaam en sober wees! 7
Want hulle wat slaap, slaap snags en diegene wat hulle dronk drink,
doen dit snags. 8 Laat ons wat van die dag is egter sober wees, omdat
ons die borsplaat van geloof en liefde, en die helm van hoop op
verlossing, aangetrek het.* 9 *Want God het ons nie tot veroordeling
bestem nie, maar om deur ons Here Jesus •Christus verlossing te
verkry, 10 *Hy wat ter wille van ons gesterf het, sodat ons, of ons
wakker is of slaap,[o] saam met Hom kan leef. 11 Daarom, bemoedig
mekaar en laat die een die ander in die geloof opbou,* soos julle
inderdaad doen.

### Laaste vermanings

12 *Maar ons vra julle, broers,[p] om respek te betoon aan diegene wat
ywerig onder julle werk en julle in die Naam van die Here voorgaan
en teregwys. 13 Julle moet, op grond van hulle werk, in liefde en met
besondere agting teenoor hulle optree. Leef in vrede met mekaar. 14
En ons moedig julle aan, broers, om die leeglêers aan te spreek;*
bemoedig die moedeloses; ondersteun die swakkes; wees geduldig
teenoor almal. 15 *Sorg dat niemand kwaad met kwaad vergeld nie,
maar streef altyd na wat goed is vir mekaar en vir alle mense.
16 *Wees altyd bly; 17 *bid sonder ophou; 18 wees in alle
omstandighede dankbaar;* want dit is God se wil vir julle in •Christus
Jesus. 19 *Moenie die Gees blus nie; 20 *moenie profesieë geringskat
nie, 21 maar ondersoek alle dinge,* en behou die goeie; 22 *vermy elke
vorm van boosheid.

### Vredeswens en groete

23 En mag God self, die God van vrede,* julle in elke opsig heilig
maak; en mag julle volledig na gees, •siel en liggaam vlekkeloos
bewaar word tot ons Here Jesus •Christus kom. 24 Hy wat ons roep, is
getrou* en sal dit doen.
25 *Broers,[q] bid ook vir ons.

26 *Groet al die broers met 'n heilige soen. 27 Ek versoek julle plegtig
voor die Here dat die brief aan al die broers voorgelees word.

**Seëngroet**

28 Die genade van ons Here Jesus •Christus bly met julle.

* **1:1 Paulus … Christus:** 2 Thess 1:1; Hand 17:1

* **1:2-3 Ons dank … gebede:** Fil 1:3-4; Kol 1:3; 2 Thess 1:11

* **1:2-3 die werking … hoop:** 1 Kor 13:13; Kol 1:4-5

**a 1:4 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:5 ons evangelie … krag:** 1 Kor 2:4-5; 4:20

* **1:6 julle het … geword:** 1 Kor 4:16; 2 Thess 3:9

* **1:6 nadat julle … ontvang het:** Hand 17:5-9

* **1:7** 1 Pet 5:3

**b 1:7 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

**c 1:7 Agaje:** Die naam van 'n Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het.

* **1:8 julle geloof … versprei:** Rom 1:8

* **1:9 julle teruggedraai … dien:** Hand 14:15

* **1:10 om … verwag:** Tit 2:13

* **1:10 wat Hy … het:** Hand 17:31

* **1:10 Jesus … kom:** 1 Thess 5:9

* **2:1** 1 Thess 1:5,9

**d 2:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. Dit geld ook vir “broers” in 2:9,14,17.

* **2:2 ons, soos … beledig is:** Hand 16:19-24

* **2:2 het ons … gekos:** Hand 17:1-5

* **2:4 ons deur … word:** 1 Tim 1:11

* **2:4 so praat … stel nie:** Gal 1:10

* **2:4 maar … toets:** Jer 11:20

* **2:5 soos … inhaligheid nie:** Hand 20:33; 2 Pet 2:3

* **2:5 God … getuie:** 1 Thess 2:10

* **2:6 het ons … ander:** Joh 5:41,44

* **2:9 terwyl … wees nie:** Hand 20:34; 1 Kor 4:12

* **2:12 om 'n lewe … waardig is:** Ef 4:1; Fil 1:27; 2 Thess 1:5

* **2:12 God … geroep het:** 1 Pet 5:10

* **2:13 dank … onophoudelik:** 1 Thess 1:2; 2 Thess 2:13

* **2:13 dit nie as … God:** Gal 1:11-12

* **2:14 omdat julle … gely het:** Hand 17:5

* **2:15 hulle … doodgemaak:** Hand 2:23; 7:52

* **2:16 So het … bereik:** Gen 15:16; Matt 23:32-33

* **2:17 het ons … sien:** 1 Thess 3:10

**e 2:18 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **2:19** Fil 2:16; 4:1; 2 Thess 1:4

* **3:1 het … bly:** Hand 17:15

* **3:2 Timotheus … God:** Hand 16:1-3

* **3:3 sodat … nie:** Ef 3:13

* **3:3 Julle … is:** 2 Tim 3:12

* **3:4 het ons … te word:** Hand 14:22

* **3:5 om vas … gaan:** Fil 2:16

* **3:6 Timotheus … oorgedra het:** Hand 18:5

* **3:7** 2 Thess 1:4

**f 3:7 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:13 met die koms … heiliges:** Sag 14:5; 2 Thess 1:7,10

* **3:13 Mag … heiligheid:** Fil 1:10

* **4:1** 2 Thess 3:6

**g 4:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. Dit is ook die geval in 4:10.

* **4:3 Want ... leef:** 1 Thess 5:23; Heb 10:10; 1 Pet 1:16

* **4:4** 1 Kor 6:13,15

**h 4:4 sy ... bekom:** Letterlik 'om jou eie vat te bekom'. Sommige vertalings lui "om sy eie liggaam te beheer".

* **4:5 heidene ... ken nie:** Ps 79:6; Jer 10:25

* **4:6 die Here vergeld:** Ps 94:1

* **4:7** 2 Thess 2:13-14; 1 Pet 1:15-16

* **4:8 die een ... God:** Luk 10:16

* **4:8 God ... gegee het:** Eseg 36:27; 37:14; Rom 5:5; 2 Kor 1:22; Gal 4:6; 1 Joh 3:24

* **4:9** Joh 13:34

**i 4:9 broederliefde:** Dit sluit die liefde vir alle medegelowiges in.

* **4:9 julle is ... geleer:** Jer 31:33-34

**j 4:10 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **4:10 Julle ... lief:** 2 Thess 3:4

* **4:11 julle met ... werk:** Ef 4:28; 2 Thess 3:8,12

* **4:12 sal ... buitestanders:** 1 Kor 5:12-13; Kol 4:5

**k 4:13 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**l 4:13 ontslaap:** Tegniese term vir Christene wat sterf.

* **4:13 die ander ... het nie:** Ef 2:12

* **4:14 Jesus ... opgestaan het:** Rom 14:9; 1 Kor 15:3-4,12

* **4:15 Want ... woord van die Here:** 1 Kor 7:10,25

**m 4:15 Here:** Dui hier en ook in 4:16,17 op Jesus Christus.

* **4:15 Ons wat ... Here:** 1 Kor 15:51

* **4:16 die Here ... afkom:** 1 Thess 1:10; 2 Thess 1:7

* **4:16 diegene … opstaan:** 1 Kor 15:52

* **4:17 so sal ons … wees:** Joh 12:26; 17:24

* **5:1** Matt 24:36

**n 5:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. Dit is ook die geval in 5:4.

* **5:2 die dag … kom:** Matt 24:42-44; Luk 12:39-40; 2 Pet 3:10; Op 3:3; 16:15

* **5:3 hulle sê … veiligheid:** Jer 6:14; 8:11; Eseg 13:10

* **5:3 kom … oor hulle:** Matt 24:39; Luk 21:34-35

* **5:3 soos … oorval:** Joh 16:21-22

* **5:5** Rom 13:12; Ef 5:9

* **5:8 omdat … aangetrek het:** Jes 59:17; Ef 6:14,17

* **5:9** 1 Thess 1:10; 2 Thess 2:14

* **5:10** Rom 14:8-9; 1 Thess 4:14

**o 5:10 wakker … slaap:** Paulus gebruik hier beeldspraak; "wakker is of slaap" verwys onderskeidelik na die gelowiges wat nog lewe en diegene wat reeds gesterf het.

* **5:11 laat … opbou:** Jud vs 20

* **5:12** 1 Kor 16:18; 1 Tim 5:17

**p 5:12 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **5:14 En ons … spreek:** 2 Thess 3:6,11,15

* **5:15** Spr 20:22; Rom 12:17; 1 Pet 3:9

* **5:16** Fil 4:4

* **5:17** Luk 18:1; Rom 12:12; Kol 4:2

* **5:18 wees … dankbaar:** Ef 5:20

* **5:19** Ef 4:30

* **5:20** 1 Kor 14:1,39

* **5:21 maar … dinge:** 1 Joh 4:1

* **5:22** Job 1:1,8; 2:3

* **5:23 die God van vrede:** Rom 15:33; 2 Thess 3:16

* **5:24 Hy … getrou:** 1 Kor 1:9; 2 Thess 3:3

* **5:25** 2 Thess 3:1

**q 5:25 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **5:26** Rom 16:16; 1 Kor 16:20

# DIE TWEEDE BRIEF AAN DIE
# THESSALONISENSE

1 2 3

**Inleiding**

*Die Tweede Brief aan die Thessalonisense* is net enkele maande ná *1 Thessalonisense* geskryf. Dit het waarskynlik gedurende die Europese winter van 50-51 nC in Korinthe ontstaan.

Soos in die geval van *1 Thessalonisense,* word Silvanus en Timotheus as mede-outeurs aangedui, maar Paulus neem duidelik die hoofverantwoordelikheid. Baie geleerdes meen dat hierdie brief eerder in 'n later stadium deur 'n volgeling van Paulus geskryf is. Die brief self bevat egter voldoende getuienis om Paulus se outeurskap te bevestig, te meer aangesien hy dit met sy eie handskrif as outentiek waarmerk (3:17).

Reeds in *1 Thessalonisense* moes Paulus aandag gee aan misverstande onder gemeentelede oor die eindtyd (vgl 1 Thess 4:13 — 5:11). Ondertussen het die situasie vererger. Daar was bewerings dat die einde enige oomblik kon aanbreek of dalk reeds begin het (2 Thess 2:2-3), en dat Paulus hierdie standpunt in 'n brief ondersteun het (2 Thess 2:2). Hierdie oordrewe gespanne wederkomsverwagting het meegebring dat sommige gemeentelede selfs hulle werk gestaak en begin leeglê het (3:7-12).

Paulus skryf hierdie brief om die gemeente tot kalmte te stem. Hy lig hulle in dat daar nog belangrike dinge moet gebeur voordat die einde aanbreek (2:1-12). Hy vermaan hulle om standvastig te wees, gedissiplineerd met hulle dagtaak voort te gaan en die leeglêers tot orde te roep (2:15; 3:6-15).

Die opvallendste kenmerk van *2 Thessalonisense* is die baie motiewe wat uit die Joodse apokaliptiek afkomstig is, dit wil sê uit die Joodse geskrifte wat handel oor die verwagting van die eindtyd — motiewe soos die dag van die Here, die komende afvalligheid, die wettelose mens, die een wat teenstand bied en die een wat terughou (2:2-12).

Die hooftema van die brief gaan om die regte Christelike ingesteldheid teenoor die wederkoms van Christus. Hierdie tema moet egter in samehang met *1 Thessalonisense* verstaan word. Dáár het Paulus hulle opgeroep om steeds gereed te wees vir Christus se koms (1 Thess 5:1-10). Híér waarsku hy hulle teen 'n oordrewe nabyheidsverwagting wat hulle onverantwoordelik kan laat optree, soos byvoorbeeld om op te hou werk. Terwyl hulle steeds op Christus se koms ingesteld bly, moet hulle kalm en ordelik met hulle lewe voortgaan.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-2 Briefaanhef
1:3-12 Dankgebed en bemoediging
2:1-12 Die gebeure voor Christus se wederkoms
2:13-17 Oproep tot standvastigheid
3:1-15 Laaste versoeke en opdragte
3:16-17 Vredeswens en groet
3:18 Seëngroet

**1** 1 *Paulus en Silvanus en Timotheus,
aan die gemeente van Thessalonika in God ons Vader en die Here
Jesus •Christus:
2 *Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus.

#### Dankgebed en bemoediging

3 Soos dit gepas is, moet ons God altyd oor julle dank,* broers,[a]
omdat julle geloof uitermate groei en een en almal van julle se liefde
vir mekaar toeneem. 4 Daarom spog ons op ons beurt onder die
gemeentes van God oor julle* volharding en geloofsvertroue te midde
van al die vervolging en verdrukking wat julle verduur.* 5 Dit is 'n
bewys van die regverdige oordeel van God* dat julle waardig geag
word vir die •koninkryk van God,* ter wille waarvan julle ook ly.
6 *Dit is inderdaad vir God reg om diegene wat julle verdruk, met
verdrukking te vergeld 7 en verligting te gee aan julle wat saam met
ons verdruk word. Hy sal dit doen deur die openbaring van die Here
Jesus uit die hemel saam met sy magtige engele* 8 in 'n vuurvlam,
terwyl Hy wraak uitoefen op hulle wat God nie erken* en die
evangelie van ons Here Jesus nie gehoorsaam nie.*
9 Hulle sal gestraf word met ewige vernietiging, weg van die
teenwoordigheid van die Here* en die heerlikheid van sy mag. 10 Dit
sal gebeur op daardie dag wanneer Hy kom om deur sy •heiliges
verheerlik te word,* ja, om deur alle gelowiges bewonder te word;*
omdat ons getuienis teenoor julle geglo is.
11 Met die oog hierop bid ons ook altyd vir julle,* dat ons God julle
vir hierdie roeping waardig sal ag en dat Hy deur sy krag al julle goeie
begeertes en geloofsdade ten volle sal verwesenlik, 12 sodat die Naam
van ons Here Jesus onder julle verheerlik kan word en julle in Hom
verheerlik word op grond van die genade van ons God* en die Here
Jesus •Christus.

### Die gebeure voor Christus se wederkoms

**2** 1 Wat die koms van ons Here Jesus •Christus en ons ontmoeting
met Hom betref,* vra ons julle, broers,[b] 2 om nie skielik kop te verloor
en verontrus te word deur 'n geestesuitspraak[c] of 'n woord of 'n brief
wat skynbaar van ons af sou kom en waarvolgens die dag van die Here
reeds aangebreek het nie. 3 Laat niemand julle op enige manier op 'n
dwaalspoor bring nie; want hierdie dinge kan nie gebeur voordat die
afvalligheid eers plaasgevind het* en die wettelose mens geopenbaar is
nie. Hy is die seun van die verderf,* 4 die een wat teenstand bied en
hom verhef oor alles wat God of voorwerp van aanbidding genoem
word.* Hy gaan selfs so ver om in die tempel te gaan sit en hom as
God voor te doen.* 5 Onthou julle nie dat ek herhaaldelik met julle oor
hierdie dinge gepraat het toe ek nog by julle was nie? 6 En nou weet
julle wat dit is wat hom terughou om op sy eie tyd geopenbaar te
word. 7 Want die wetteloosheid is reeds in die geheim aan die werk,
maar net totdat wie hom nog terughou, uit die weg geruim is. 8 En
dan sal die wettelose mens geopenbaar word, die een vir wie die Here
Jesus deur die asem van sy mond sal uitwis* — ja, Hy sal hom deur
die glans van sy teenwoordigheid vernietig. 9 *Deur die werking van
Satan[d] sal die koms van die wettelose mens gepaardgaan met
geweldige magsvertoon en allerlei tekens en vals wonders, 10 en met
elke vorm van bose misleiding vir hulle wat verlore gaan, omdat hulle
nie die liefde vir die waarheid aanvaar het om verlos te kan word nie.
11 En daarom laat God die krag van dwaling oor hulle kom, sodat
hulle die leuen sal glo,* 12 en sodat almal wat nie die waarheid glo
nie, maar behae vind in die ongeregtigheid, veroordeel kan word.

### Oproep tot standvastigheid

13 Ons, egter, behoort God altyd vir julle te dank,* broers,[e] julle vir
wie die Here liefhet,* omdat God julle as eerste vrug[f] gekies het* om
verlos te word, deurdat die Gees julle heilig en deurdat julle die
waarheid glo. 14 Hy het julle ook daartoe geroep* om deur ons
verkondiging van die evangelie die heerlikheid van ons Here Jesus
•Christus te verkry.

15 Daarom dan, broers, wees standvastig en hou vas aan die tradisie
waarin julle onderrig is deur 'n woord of 'n brief van ons af.

16 En mag ons Here Jesus Christus self en God ons Vader wat ons
liefhet en uit genade aan ons blywende bemoediging en goeie hoop
gee, 17 julle harte bemoedig en vir elke goeie daad en woord versterk.

### Laaste versoeke en opdragte

**3** 1 Ten slotte, broers,[g] bid vir ons* dat die woord van die Here
vinnig sy loop sal neem[h] en net soos by julle, geprys sal word, 2 en dat
ons gered sal word van die kwaadwillige en bose mense; want die
geloof is nie vir almal bestem nie.

3 Maar die Here is getrou;* Hy sal julle versterk en van die Bose
bewaar.

4 Deur die Here vertrou ons dat julle* ook dit doen en sal aanhou
doen wat ons julle beveel het.* 5 Mag die Here julle harte rig* op die
liefde vir God en die volharding in •Christus. 6 *Maar ons beveel julle
in die Naam van ons Here Jesus Christus, broers, dat julle elke broer
moet vermy wat hom wanordelik gedra en nie optree volgens die
tradisie wat hulle[i] van ons ontvang het nie. 7 Julle weet tog self hoe
nodig dit is dat julle ons navolg.* Ons het ons immers nie wanordelik
onder julle gedra nie; 8 ons het niemand se brood sonder betaling
geëet nie, maar met swoeg en sweet dag en nag gewerk* sodat ons vir
niemand van julle 'n las sou wees nie — 9 nie dat ons nie die reg
daartoe gehad het nie,* maar sodat ons vir julle 'n navolgingswaardige
voorbeeld kon stel.* 10 Want juis toe ons by julle was, het ons julle
steeds beveel dat iemand wat nie wil werk nie, ook nie behoort te eet
nie.* 11 Want ons het gehoor dat sommige van julle onordelik optree
en nie wil werk nie, maar oral inmeng.* 12 Ons raai sulke mense aan,
ja, deur die Here Jesus Christus spoor ons hulle aan om hulle dagtaak
kalm te verrig* en so hulle eie brood te verdien. 13 *Maar julle, broers,
julle moenie moeg word om goed te doen nie. 14 As iemand egter nie
ons opdrag in hierdie brief gehoorsaam nie, merk hom en vermy
hom,* sodat hy skaam kry. 15 Julle moet hom egter nie soos 'n vyand
behandel nie, maar help hom reg, soos 'n broer.*

### Vredeswens en groet

16 Mag die Here van vrede* self, te alle tye en op elke manier, vir
julle vrede gee. Die Here bly met julle almal. 17 **Ek, Paulus, skryf*
*hierdie groet met my eie hand. Dit is my waarmerk in elke brief. Só skryf*
*ek.*

### Seëngroet

18 Die genade van ons Here Jesus •Christus bly met julle almal.

* **1:1** 1 Thess 1:1

* **1:2** Rom 1:7

* **1:3 moet … dank:** 1 Thess 1:2; 2 Thess 2:13

**a 1:3 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:4 spog … oor julle:** 2 Kor 7:4; 1 Thess 2:19

* **1:4 te midde … verduur:** Op 1:9

* **1:5 Dit … oordeel van God:** Fil 1:28

* **1:5 dat julle … koninkryk van God:** Luk 20:35; 1 Thess 2:12

* **1:6** Rom 12:19; Op 18:6-7

* **1:7 deur die … engele:** Sag 14:5; Matt 25:31; 1 Thess 3:13; 4:16

* **1:8 in … erken:** Ps 79:6; Jes 66:15; Jer 10:25

* **1:8 die evangelie … gehoorsaam nie:** Rom 2:8; 1 Pet 4:17

* **1:9 weg … Here:** Jes 2:10,19,21

* **1:10 om deur … verheerlik te word:** Ps 89:8 (Ps 88:8 LXX); Jes 49:3; Kol 3:4; 1 Thess 3:13

* **1:10 om deur sy … bewonder te word:** Ps 68:36 (Ps 67:36 LXX)

* **1:11 bid … vir julle:** Kol 1:9

* **1:12 die Naam … God:** Jes 24:15; 66:5; Mal 1:11

* **2:1 die koms … betref:** 1 Thess 4:13-17

**b 2:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**c 2:2 geestesuitspraak:** 'n Uitspraak wat onder die invloed van die Heilige Gees sou geskied het.

* **2:3 want … het:** 1 Tim 4:1

* **2:3 die seun … verderf:** Joh 17:12

* **2:4 die een … word:** Dan 11:36

* **2:4 Hy gaan … te doen:** Eseg 28:2

* **2:8 die wettelose … uitwis:** Job 4:9; Jes 11:4; Op 19:5

* **2:9** Matt 24:24; Op 13:11-13

**d 2:9 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **2:11 sodat … glo:** 2 Tim 4:4

* **2:13 Ons … dank:** 1 Thess 1:2; 2 Thess 1:3

**e 2:13 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **2:13 julle vir … liefhet:** Deut 33:12

**f 2:13 as … vrug:** “Eerste vrug” of “eersteling” verwys na die eerste graan of vrugte wat aan die begin van die oes aan God gewy is. Hier dien dit as beeld vir die eerste bekeerdes in die betrokke landstreek. Ander manuskripte lui “van die begin af”.

* **2:13 God julle … gekies het:** Joh 15:16; Ef 1:4

* **2:13-14 om verlos … geroep:** 1 Thess 4:7; 5:9

**g 3:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit. Dit is ook die geval in 2 Thess 3:6,13-14.

* **3:1 broers … ons:** Kol 4:3; 1 Thess 5:25

**h 3:1 sy … neem:** Die bronteks lui “hardloop” wat verwys na 'n wedloop.

* **3:3 Maar … getrou:** Deut 7:9; 1 Kor 1:9; 1 Thess 5:24

* **3:4 Deur … dat julle:** 2 Kor 7:16; Gal 5:10

* **3:4 dit … beveel het:** 2 Kor 7:15; 1 Thess 4:10

* **3:5 Mag … rig:** 1 Kron 29:18

* **3:6** Matt 18:17; Rom 16:17

**i 3:6 hulle:** Dui op die onordelikes as groep. Sommige Griekse manuskripte het hierdie lesing verander na “julle”.

* **3:7 Julle weet … navolg:** Fil 3:17; 1 Thess 1:6

* **3:8 maar … gewerk:** 1 Kor 4:12; 1 Thess 2:9

* **3:9 nie dat … het nie:** Matt 10:10; 1 Kor 9:4,6

* **3:9 sodat … stel:** 1 Kor 4:16; 1 Thess 1:6

* **3:10 iemand … eet nie:** Gen 3:19; 1 Thess 4:11

* **3:11 nie wil … inmeng:** 1 Tim 5:13

* **3:12 Ons raai … verrig:** Ef 4:28; 1 Thess 4:11

* **3:13** Gal 6:9

* **3:14 As … vermy hom:** 1 Kor 5:9,11

* **3:15 help … broer:** 1 Thess 5:14

* **3:16 die Here van vrede:** Rom 15:33; 1 Thess 5:23

* **3:17** 1 Kor 16:21

# DIE EERSTE BRIEF AAN
# TIMOTHEUS

1 2 3 4 5 6

**Inleiding**

*Die Eerste Brief aan Timotheus* maak saam met *2 Timotheus* en *Titus* deel uit van die sogenaamde Pastorale Briewe. Hierdie briewe word so genoem omdat hulle bedoel was om pastorale leiding aan die leierfigure in sekere gemeentes te gee.

Indien aanvaar word dat Paulus die outeur was, is *1 Timotheus* na alle waarskynlikheid in 62-63 nC vanuit Masedonië geskryf ná Paulus se vrylating uit sy eerste gevangenskap in Rome (1:3).

Die skrywer identifiseer homself as die apostel Paulus (1:1). Weens die styl en besondere omstandighede van hierdie brief meen heelwat geleerdes dat dit in 'n later stadium deur 'n toegewyde volgeling van Paulus in die naam van sy leermeester geskryf is. Nietemin is daar goeie oorwegings vir die aanvaarding van die tradisionele standpunt dat Paulus die outeur van hierdie brief was.

*1 Timotheus* is gerig aan Timotheus, Paulus se “ware kind in die geloof”. Timotheus het opgetree as gemeenteleier in Efese toe die brief geskryf is.

In die brief dring Paulus by Timotheus aan om 'n tyd lank in Efese aan te bly, omdat die kerklike situasie daar sy dringende aandag nodig het (1:3). Timotheus moet nie net optree teen die persone wat valse leerstellings versprei en die gemeente met hulle onsinnige praatjies verwar nie; hy moet ook weet hoe die gemeente as die huisgesin van God moet funksioneer en ingerig moet word (3:15). Daarom bevat die brief voorskrifte oor die gemeente se gebede, en oor hoe mans en vroue in die gemeente moet optree. Hy skets die vereistes vir ouderlinge en diakens en die vroue wat hulle moet bystaan, en gee aan Timotheus goeie raad oor sy optrede in verskillende situasies en teenoor verskillende groepe in die gemeente.

Ten spyte daarvan dat Paulus hierdie brief aan Timotheus rig, dra dit 'n sekere formele en amptelike karakter. Dit gaan oor die behoud van die suiwer leer, oor 'n voorbeeldige christelike leefstyl en oor die regte bediening deur die onderskeie ampsdraers. Timotheus word opgeroep om soos 'n ware evangeliedienaar op te tree, en Paulus hierin as sy model te gebruik.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-2 Briefaanhef
1:3-20 Timotheus se taak in Efese
2:1 — 3:1a Voorskrifte aan die gemeente
3:1b-13 Vereistes vir opsieners en diakens
3:14 — 4:16 Voorskrifte aan Timotheus
5:1 — 6:2a Ouer mense, weduwees, ouderlinge en slawe
6:2b-10 Ware rykdom
6:11-21 Laaste opdragte
6:21b Seëngroet

**1** 1 Paulus, 'n •apostel van •Christus Jesus, in opdrag van God, ons
Verlosser, en van Christus Jesus, ons hoop,[*]
2 aan Timotheus, my ware kind in die geloof:[*]
Genade, barmhartigheid en vrede van God, die Vader, en Christus
Jesus ons Here.

**Timotheus se taak in Efese**

3 Soos ek by jou aangedring het toe ek na Masedonië[a] vertrek het,
moet jy in Efese bly,[*] sodat jy sekere mense kan beveel om nie
vreemde leringe te versprei 4 en aan versinsels en eindelose
geslagsregisters vas te klou nie.[*] Hierdie dinge bevorder eerder sinlose
argumente as God se plan wat Hy deur die geloof ten uitvoer bring. 5
Die doel van die opdrag is liefde uit 'n rein hart,[*] 'n skoon gewete en 'n
ongeveinsde geloof. 6 Sommige het hiervan afgedwaal en in 'n
niksseggende gepraat verval.[*] 7 Hulle wil leermeesters van die wet
wees, maar hulle verstaan nie wat hulle sê of waarop hulle aandring
nie.
8 Maar ons weet dat die wet goed is[*] wanneer iemand dit op die
regte manier gebruik, 9 omdat hy besef dat die wet nie bedoel is vir
die •regverdige nie, maar juis vir die wetteloses en ongehoorsames, vir
die goddeloses en sondaars, vir die onheiliges en wêreldlinge, vir
diegene wat hulle vaders en moeders doodmaak en mense vermoor, 10
vir manlike prostitute, vir mans wat met mans intiem verkeer, vir
diegene wat mense ontvoer, leuens vertel, meineed pleeg of enigiets
anders doen wat teen die gesonde leer[*] indruis. 11 Dit stem ooreen met
die evangelie van die heerlikheid van die lofwaardige God, wat aan
my toevertrou is.
12 Ek dank Hom wat my versterk het, •Christus Jesus ons Here,
omdat Hy my betroubaar geag en daarom in sy diens aangestel het[*] 13
— vir my wat voorheen 'n lasteraar, 'n vervolger en 'n geweldenaar
was.[*] Nogtans is ek begenadig, omdat ek uit ongeloof onkundig
opgetree het. 14 Ons Here se genade oor my was oorvloedig en
daarmee saam ook nog die geloof en liefde wat daar in Christus Jesus
is. 15 Dié uitspraak is betroubaar, en werd om ten volle aanvaar te
word, dat Christus Jesus na die wêreld gekom het om sondaars te
verlos,[*] van wie ek die heel grootste is. 16 Ek is juis om hierdie rede
begenadig, sodat Christus Jesus aan my as die grootste sondaar al sy
geduld kon betoon as voorbeeld vir hulle wat in Hom sou glo met die
oog op die ewige lewe. 17 Aan die Koning van die eeue, die
onsterflike, onsienlike, enigste God:[*] eer en heerlikheid vir ewig en
ewig. •*Amen*.
18 Hierdie opdrag vertrou ek aan jou toe, my kind, Timotheus, in

ooreenstemming met die profesieë wat vroeër oor jou uitgespreek is
sodat jy daardeur die goeie stryd kan stry* **19** met geloof en 'n goeie
gewete — iets wat sommige mense versaak het, waardeur hulle geloof
skipbreuk gely het. **20** Onder hulle is Himeneus* en Aleksander,* wat
ek aan Satan[b] oorgegee het,* sodat hulle kan leer om nie te laster nie.

**Voorskrifte aan die gemeente**

**2** 1 Heel eerste pleit ek daarvoor dat smekinge, gebede,
voorbidding en dankgebede* vir alle mense gedoen word, 2 vir konings
en vir almal wat hoë posisies beklee, sodat ons 'n rustige en stil lewe
in alle vroomheid en waardigheid kan lei. 3 Dit is goed en reg in die
oë van God, ons Verlosser,* 4 *wat wil hê dat alle mense verlos word
en tot kennis van die waarheid kom.

5 Want daar is een God,*
en een Middelaar tussen God en die mense,
die mens •Christus Jesus,*
6 wat Homself as losprys vir almal gegee het*
tot getuienis op die bestemde tyd.c

7 *Hiervoor is ek aangestel as prediker en •apostel — ek praat die
waarheid, ek lieg nie — as leermeester om die heidene in geloof en
waarheid te onderrig.
8 Ek verwag van die mans dat hulle oral sal bid, met heilige hande
omhoog, sonder woede en rusie. 9 *So ook moet die vroue hulleself
versier met paslike kleredrag, beskeie en sober, nie met haarvlegsels
en goud of pêrels of duur klere nie, 10 *maar — soos dit vroue pas wat
bely dat hulle God aanbid — met goeie werke. 11 *'n Vrou moet haar
stilweg laat onderrig in volle gehoorsaamheid. 12 Ek laat nie toe dat 'n
vrou onderrig gee of haar man domineer nie; sy moet haar stil gedra.
13 *Adam is immers eerste geskep, daarna Eva. 14 *En Adam is nie
verlei nie, maar die vrou is verlei en het 'n oortreder geword. 15 Maar
sy sal verlos word indien sy, te midde daarvan dat sy aan kinders
geboorte skenk, volhou om gelowig, liefdevol, heilig en sober te lewe.

**3** 1 Dié uitspraak is betroubaar.

### Vereistes vir opsieners en diakens

As iemand na 'n opsienersamp streef, begeer hy 'n goeie taak. 2 *'n
Opsiener moet onberispelik wees: 'n man met net een vrou, beheersd,
sober, goed gemanierd, gasvry en in staat om onderrig te gee. 3 Hy
moet nie 'n dronkaard of opvlieënd wees nie, maar inskiklik,
vredeliewend en nie geldgierig nie. 4 Hy moet sy eie huishouding goed
bestuur en sy kinders onderdanig hou, met volkome waardigheid. 5
(Maar as iemand sy eie huishouding nie behoorlik kan bestuur nie,
hoe sal hy na die gemeente van God kan omsien?) 6 Hy moet nie 'n
pasbekeerde wees nie, sodat hy nie verwaand word en in dieselfde
oordeel as die duiwel beland nie. 7 Boonop moet hy 'n goeie reputasie
onder die mense buite die gemeente hê,* sodat hy nie in die skande en
in die duiwel se strik beland nie.

8 Net so moet diakens hulle waardig gedra, nie uit twee monde
praat nie, nie verslaaf wees aan baie wyn nie, nie inhalig wees nie, 9
terwyl hulle met 'n skoon gewete aan die geheimenis van die geloof
vashou. 10 Maar laat hulle eers getoets word, en as hulle onberispelik
bevind word, daarna as diakens optree. 11 Net so moet vroue waardig
wees, nie skindertonge nie,* sober, betroubaar in alles. 12 Diakens
moet net een vrou hê en hulle kinders en hulle eie huishoudings goed
bestuur. 13 Want wie hulle dienswerk as diakens goed doen, verwerf
groot aansien vir hulleself en verkry groot vrymoedigheid deur die
geloof in •Christus Jesus.

### Voorskrifte aan Timotheus

14 Hierdie dinge skryf ek vir jou in die hoop om binnekort na jou
toe te kom. 15 Maar as ek vertraag word, moet jy weet hoe jy jou moet
gedra in die huishouding van God; dit is die •kerk van die lewende
God,* 'n pilaar en 'n fondament van die waarheid.

16 En die geheim van ons godsdiens is sonder twyfel groot:

Hy is geopenbaar in 'n menslike liggaam,*
regverdig bewys deur die Gees,
gesien deur engele,
verkondig onder nasies,
geglo in die wêreld,
opgeneem in heerlikheid.*

**4** 1 Maar die Gees sê uitdruklik dat in die laaste dae* sommige
mense van die geloof afvallig sal word omdat hulle hulle bemoei met
dwaalgeeste en die leringe van demone. 2 Hulle word beïnvloed deur
die valsheid van leuenaars wie se gewete toegeskroei is. 3 Hulle
verhinder mense om te trou en laat hulle sekere kossoorte vermy,
terwyl God dit geskep het* vir gelowiges en vir diegene wat die
waarheid insien, om dit met dankbaarheid te geniet.* 4 Want alles wat
God geskep het, is goed,* en niks wat met danksegging ontvang word,
is verwerplik nie, 5 omdat dit deur die woord van God en gebed
geheilig word.

6 Wanneer jy hierdie dinge aan die broers[d] uitwys, sal jy 'n goeie
dienskneg van •Christus Jesus wees, toegerus met die woorde van die
geloof en die goeie leer wat jy noukeurig navolg. 7 *Vermy wêreldse en
niksseggende versinsels. Oefen jouself om vroom te leef; 8 want
liggaamlike oefening is wel in 'n geringe mate nuttig, maar 'n vroom
lewe is nuttig in alle opsigte.* Dit hou belofte in vir die huidige én die
toekomstige lewe. 9 *Dié uitspraak is betroubaar en werd om ten volle
aanvaar te word. 10 Want hiervoor werk ons hard en stry ons, omdat
ons ons hoop geplaas het op die lewende God, wat die Verlosser van
alle mense is,* veral van die gelowiges.

11 Beveel en onderrig hierdie dinge. 12 Laat niemand op jou neersien
omdat jy jonk is nie,* maar wees 'n voorbeeld vir die gelowiges in
woord, in gedrag, in liefde, in betroubaarheid, in reinheid. 13 Totdat
ek kom, moet jy jou toelê op voorlesing, bemoediging en onderrig. 14
*Moenie die genadegawe in jou verwaarloos wat deur profesie aan jou
geskenk is toe die raad van ouderlinge jou die hande opgelê het nie.*
15 Lê jou toe op hierdie dinge, leef daarin, sodat jou vordering vir
almal duidelik kan wees. 16 Wees noulettend op jouself en jou leer;
volhard daarin. Want sodoende sal jy jouself red en ook hulle wat na
jou luister.

**Ouer mense, weduwees, ouderlinge en slawe**

**5** 1 'n Ouer man moet jy nie berispe nie,* maar vermaan hom soos
'n vader, en vermaan jonger mans soos broers, 2 ouer vroue soos
moeders, jonger vroue soos susters — en dit in alle reinheid.
3 Sien ome na weduwees wat werklik alleen as weduwees
agtergelaat is. 4 Maar as 'n weduwee kinders of kleinkinders het, moet
hulle leer om in die eerste plek hulle godsdienstige pligte teenoor
hulle eie familie na te kom en sodoende hulle ouers te vergoed; want
in God se oë is dit reg. 5 Die weduwee wat werklik alleen gelaat is,
hoop steeds op God* en sy bly dag en nag smeek en bid,* 6 maar die
weduwee wat uitspattig leef, is dood, al leef sy. 7 Beveel hulle hierdie
dinge, sodat hulle onberispelik kan wees. 8 Maar as iemand nie na sy
eie mense omsien nie, en veral nie na sy huisgenote nie, het hy die
geloof verloën en is hy slegter as 'n ongelowige.
9 Laat 'n weduwee op die dienslysf geplaas word as sy nie jonger as
sestig jaar is nie en die vrou van een man was, 10 as daar van haar
goeie werke getuig word, as sy kinders grootgemaak het, as sy
gasvryheid verleen het,* as sy die voete van •heiliges gewas het,* as sy
verdruktes bygestaan het, as sy haar toegespits het op elke goeie werk.
11 Maar sluit jonger weduwees uit, want wanneer hulle drange hulle
weglok van •Christus, wil hulle trou, 12 en dan word hulle veroordeel
omdat hulle hulle eerste belofte verbreek het. 13 Boonop kom hulle in
die gewoonte om ledig te wees terwyl hulle so van huis tot huis kuier,
en is hulle nie net ledig nie, maar hulle skinder en is bemoeisiek* en
praat oor onvanpaste sake. 14 Daarom verwag ek van jonger
weduwees dat hulle moet trou,* kinders kry, huishoudings bestuur en
die teenstander geen geleentheid gee om kwaad te praat nie. 15 Want
sommige van hulle het reeds agter Satang aan afgedwaal. 16 As 'n
gelowige vrou weduwees in haar familie het, laat sy hulle help, sodat
die gemeente nie belas word nie en ondersteuning kan gee aan die
weduwees wat werklik alleen is.
17 Laat die ouderlinge wat goed leiding gee dubbele eerh ontvang,*
veral diegene wat baie moeite doen met woordverkondiging en
onderrig. 18 Want die Skrif sê: “Jy mag nie 'n os wat graan trap,
muilband nie,”* en “'n Arbeider is sy loon werd.”* 19 Moenie 'n klag
teen 'n ouderling aanvaar nie, behalwe as twee of drie getuies dit kan
bevestig.* 20 Diegene wat gesondig het, moet jy in almal se
teenwoordigheid berispe,* sodat die ander ook afgeskrik kan word. 21
Ek vermaan julle plegtig voor God en Christus Jesus en die uitverkore
engele om hierdie dinge sonder vooroordeel te hanteer en niemand te
begunstig nie. 22 Moenie iemand oorhaastig die hande oplê* en

moenie deel kry aan iemand anders se sondes nie; hou jouself rein. 23
Moenie langer net water drink nie, maar gebruik 'n bietjie wyn vir jou
maag en jou gereelde ongesteldhede.

24 Die sondes van sommige mense is baie duidelik en loop hulle
vooruit na die oordeel; maar ander se sondes kom agter hulle aan. 25
Net so is goeie werke baie duidelik sigbaar, en wanneer dit nie die
geval is nie, kan dit nie vir lank verborge bly nie.

6 1 *Wie onder die slawejuk gebuk gaan, moet met groot respek
teenoor hulle eienaars optree, sodat die Naam van God en die leer nie
belaster word nie. 2 Diegene wat gelowige eienaars het, mag hulle nie
verag nie, omdat hulle broers is; laat hulle nog meer diensbaar wees,
juis omdat dit gelowiges en geliefdes is* wat dié goeie diens ontvang.

#### Ware rykdom

Onderrig die mense hierin en moedig hulle daartoe aan. 3 As
iemand 'n ander leer verkondig en hom nie hou by die gesonde
woorde van ons Here Jesus •Christus* en by die leer wat met ons
godsdiens ooreenstem nie, 4 is hy verwaand, omdat hy sonder begrip
is en eerder 'n sieklike aptyt vir meningsverskille en stryery het. Dit lei
tot afguns, rusie, lastering, bose suspisies, 5 aanhoudende geredekawel
onder mense wie se denke ontaard het* en wat die waarheid heeltemal
byster geraak het* deurdat hulle dink dat die godsdiens winsgewend
is.

6 Wat wel 'n groot wins is, is vroomheid* wat met tevredenheid*
gepaardgaan.

7 *Ons het immers niks in die wêreld ingebring nie,
en ons kan niks daaruit wegneem nie;
8 *maar as ons kos en klere het,
laat ons daarmee tevrede wees.

9 *Wie ryk wil wees, val in versoeking en 'n strik van baie dwase en
skadelike begeertes wat mense meesleur na ondergang en
vernietiging. 10 Want geldgierigheid is 'n wortel van alle kwaad. Die
hunkering na rykdom het sommige mense laat afdwaal van die geloof
en hulle het hulleself met baie smarte deurboor.

#### Laaste opdragte

11 *Maar jy, o mens van God, vlug weg van hierdie dinge!
Streef eerder na •geregtigheid, vroomheid, betroubaarheid,
liefde, volharding, sagmoedigheid.
12 Hardloop die goeie wedloop van die geloof;*
gryp na die ewige lewe waartoe jy geroep is
en die goeie belydenis
voor baie getuies afgelê het.

13 Ek beveel jou voor God, wat aan alles lewe gee, en •Christus
Jesus, wat van die goeie belydenis voor Pontius •Pilatus getuig het,* 14
dat jy die opdrag suiwer en onberispelik sal uitvoer, tot die verskyning

van ons Here Jesus Christus, 15 wat Hy op sy eie tyd sal openbaar —

Hy, die lofwaardige en enigste Heerser,
die Koning van die konings*
en Here van die heersers,*
16 Hy wat alleen onsterflikheid besit,
ontoeganklike lig bewoon,*
en vir wie geen mens ken
of kan sien nie* —
aan Hom kom die eer en ewige krag toe. •*Amen*.

17 Beveel die rykes in die huidige wêreld om nie hoogmoedig te
wees nie, en nie hulle hoop op die onsekerheid van rykdom te vestig
nie,* maar op God, wat alle dinge in oorvloed aan ons gee om te
geniet. 18 Beveel hulle om eerder goed te doen, ryk aan goeie dade te
wees, vrygewig te wees en mededeelsaam, 19 om sodoende vir
hulleself 'n skat op te bou as goeie fondament vir die toekoms,* sodat
hulle die ware lewe kan verkry.

20 O Timotheus, bewaar jou pand!* Vermy wêreldse en dwase
praatjies* en die teenstrydighede van wat ten onregte as kennis
bestempel word. 21 *Omdat sommige mense dit bely het, het hulle van
die geloof afgedwaal.

#### Seëngroet

Die genade bly met julle.

* **1:1 Christus Jesus ... hoop:** Kol 1:27

* **1:2 ware ... geloof:** Tit 1:4

**a 1:3 Masedonië:** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad.

* **1:3 Soos ... bly:** Hand 20:1

* **1:4 en aan ... klou nie:** 1 Tim 4:7; Tit 1:14

* **1:5 Die doel ... hart:** Rom 13:10

* **1:6 in 'n ... verval:** 1 Tim 6:4,20; Tit 1:10

* **1:8 die wet ... is:** Rom 7:12,16

* **1:10 gesonde leer:** 1 Tim 4:6; 6:3; 2 Tim 4:3; Tit 1:9; 2:1

* **1:12 betroubaar ... aangestel het:** Hand 9:15; Gal 1:15-16

* **1:13 wat voorheen ... was:** Hand 8:3; 9:1-2; 1 Kor 15:9; Gal 1:13

* **1:15 Christus ... te verlos:** Luk 15:2; 19:10

* **1:17 enigste God:** Rom 16:27

* **1:18 goeie ... stry:** 1 Tim 6:12; 2 Tim 4:7; Jud 3

* **1:20 Himeneus:** 2 Tim 2:16-17

* **1:20 Aleksander:** 2 Tim 4:14

**b 1:20 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **1:20 ek ... oorgegee het:** 1 Kor 5:5

* **2:1 Heel ... dankgebede:** Ef 6:18; Fil 4:6

* **2:3 God ... Verlosser:** 1 Tim 1:1; 4:10

* **2:4** Eseg 18:23; 2 Pet 3:9

* **2:5 Want ... God:** Rom 3:29-30; 10:12

* **2:5 een Middelaar ... Jesus:** Heb 12:24

* **2:6 wat … gegee het:** Gal 1:4; 2:20; Tit 2:14

c **2:6 bestemde tyd:** Letterlik ‘die regte tyd’. Dit dui hier op die tyd soos God dit bepaal het.

* **2:7** Hand 9:15; Gal 2:7-8; 1 Tim 1:11

* **2:9** 1 Pet 3:3-5

* **2:10** 1 Tim 5:10

* **2:11-12** 1 Kor 14:34

* **2:13** Gen 1:27; 2:7,22; 1 Kor 11:8-9

* **2:14** Gen 3:6,13; 2 Kor 11:3

* **3:2-7** Tit 1:6-9

* **3:7 Boonop … hê:** 2 Kor 8:21

* **3:11 nie skindertonge nie:** Tit 2:3

* **3:15 dit is … God:** Ef 2:19-22

* **3:16 Hy … liggaam:** Joh 1:14

* **3:16 opgeneem in heerlikheid:** Mark 16:19; Hand 1:9

* **4:1 in … dae:** 2 Tim 3:1; 2 Pet 3:3; 1 Joh 2:18; Jud vs 18

* **4:3 kossoorte … geskep het:** Gen 9:3

* **4:3 om dit … geniet:** Rom 14:6; 1 Kor 10:30-31

* **4:4 alles … goed:** Gen 1:31; Hand 10:15

d **4:6 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **4:7** 1 Tim 1:4; 6:20; 2 Tim 2:16; Tit 1:14

* **4:8 'n vroom … opsigte:** 1 Tim 6:6

* **4:9** 1 Tim 1:15

* **4:10 lewende … mense is:** 1 Tim 2:3-4

* **4:12 Laat … is nie:** Tit 2:15

* **4:14** 2 Tim 1:6

* **4:14 toe die … het nie:** Hand 6:6; 8:17; 1 Tim 5:22

* **5:1 'n Ouer … berispe nie:** Lev 19:32

**e 5:3 Sien om:** Dit sluit ook die gedagte van “respekteer” in.

* **5:5 Die weduwee … God:** Jer 49:11

* **5:5 sy … bid:** Luk 2:37; 18:7

**f 5:9 dienslys:** 'n Lys van ouer weduwees wat geskik was om dienswerk in die gemeente te verrig.

* **5:10 as sy gasvryheid verleen het:** Heb 13:2

* **5:10 as sy die … gewas het:** Joh 13:14

* **5:13 kom … bemoeisiek:** 2 Thess 3:11

* **5:14 Daarom … trou:** 1 Kor 7:9

**g 5:15 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

**h 5:17 dubbele eer:** Dit het vergoeding ingesluit.

* **5:17 Laat … ontvang:** 1 Kor 16:18; Fil 2:29

* **5:18 Jy … muilband nie:** Deut 25:4; 1 Kor 9:9

* **5:18 'n Arbeider … werd:** Matt 10:10; Luk 10:7

* **5:19 Moenie … bevestig:** Deut 17:6; 19:15; Matt 18:16; 2 Kor 13:1

* **5:20 Diegene … berispe:** Gal 2:14; Ef 5:11

* **5:22 Moenie iemand … oplê:** 1 Tim 4:14

* **6:1** Ef 6:5; Tit 2:9-10

* **6:2 laat … geliefdes is:** Filem vs 16

* **6:3 As iemand … Christus:** Gal 1:6-9; 2 Tim 1:13

* **6:5 mense … ontaard het:** 2 Tim 3:8

* **6:5 wat die … geraak het:** 2 Tim 4:4; Tit 1:14

* **6:6 Wat wel … vroomheid:** 1 Tim 4:8

* **6:6 met tevredenheid:** Fil 4:11-12; Heb 13:5

* **6:7** Pred 5:15; Job 1:21

* **6:8** Spr 30:8

* **6:9** Spr 23:4; 28:22

* **6:11** 2 Tim 2:22

* **6:12 Hardloop … geloof:** 1 Kor 9:25-26; 2 Tim 4:7

* **6:13 Christus … getuig het:** Joh 18:36-37; 19:11

* **6:15 Koning … konings:** Deut 10:17; *3 Mak* 5:35 •**Pseudepigrawe**

* **6:15 Here … heersers:** Op 17:14

* **6:16 ontoeganklike … bewoon:** Ps 104:2

* **6:16 vir wie … sien nie:** Eks 33:20

* **6:17 Beveel … vestig nie:** Ps 62:11; Luk 12:20

* **6:19 om sodoende … toekoms:** Matt 6:20

* **6:20 O Timotheus … pand:** 2 Tim 1:14

* **6:20 Vermy … praatjies:** 1 Tim 4:7

* **6:21** 1 Tim 1:6; 2 Tim 2:18

# DIE TWEEDE BRIEF AAN
# TIMOTHEUS

1 2 3 4

**Inleiding**

*Die Tweede Brief aan Timotheus* maak saam met *1 Timotheus* en *Titus* deel uit van die sogenaamde Pastorale Briewe. Hierdie briewe word so genoem, omdat hulle bedoel was om pastorale leiding aan die leierfigure in sekere gemeentes te gee.

Tradisioneel word aanvaar dat Paulus hierdie brief kort voor sy dood in ongeveer 64 nC geskryf het terwyl hy in Rome in gevangenskap was. Hy is vermoedelik vir die tweede keer in gevangenskap in Rome (1:8,16) nadat hy vroeër daar onder huisarres was (vgl Hand 28:30-31). Hy skryf vir oulaas aan sy “geliefde seun” (1:2). Sy einde is naby (4:6) en hy gee nou sy laaste bedieningsopdragte aan Timotheus.

Die skrywer identifiseer homself as die apostel Paulus (1:1). Weens die styl en besondere omstandighede van hierdie brief meen heelwat geleerdes dat dit in 'n later stadium deur 'n toegewyde volgeling van Paulus in die naam van sy leermeester geskryf is. Nietemin is daar goeie oorwegings vir die aanvaarding van die tradisionele standpunt dat Paulus die outeur van hierdie brief was.

Hierdie brief word, soos *1 Timotheus,* gerig aan Paulus se geloofskind Timotheus (1:2). Timotheus tree op as gemeenteleier, waarskynlik in Efese (vgl 1 Tim 1:3; 2 Tim 1:18).

Paulus beskou hierdie brief as die laaste geleentheid om Timotheus met die oog op sy bediening aan te spoor, te bemoedig en te onderrig. Vir oulaas herinner hy Timotheus aan sy vorige brief en roep hom op om in sy verkondiging van die evangelie te volhard. Hy gee aan hom bedieningsopdragte en waarsku hom om nie by sinnelose praatjies betrokke te raak nie. Hy waarsku Timotheus oor die moeilike tye wat in die laaste dae sal kom en bemoedig hom om te volhard.

Omdat hierdie Paulus se laaste skrywe voor sy dood is waarin hy oor sy lewe terugkyk en sy afskeidsopdragte aan Timotheus gee, word *2 Timotheus* deur baie vakkundiges as Paulus se testament gekarakteriseer. Die hooftema van die brief gaan oor die wyse waarop 'n evangeliedienaar sy werk in die gemeente moet verrig. Die apostel se optrede word vir Timotheus as bedieningsmodel voorgehou.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-2 Briefaanhef
1:3-5 Dankgebed
1:6 — 2:13 Staan vas in jou roeping
2:14-26 Die leiding wat Timotheus moet gee
3:1-9 Daar kom moeilike tye
3:10 — 4:8 Volhard in wat jy geleer het
4:9-21 Laaste opdragte en groete
4:22 Seëngroet

**1** 1 Paulus, 'n •apostel van •Christus Jesus deur die wil van God in ooreenstemming met die belofte van die lewe in Christus Jesus,

2 aan Timotheus, my geliefde kind:

Genade, barmhartigheid en vrede van God, die Vader, en Christus Jesus ons Here.

#### Dankgebed

3 Ek is dankbaar teenoor God, wat ek, soos my voorouers,* met 'n
skoon gewete dien,* wanneer ek onophoudelik dag en nag in my
gebede aan jou dink. 4 As ek aan jou trane terugdink, verlang ek
daarna om jou te sien sodat ek met blydskap vervul kan word. 5 Ek
dink steeds aan jou opregte geloof, daardie geloof wat eers in jou
ouma Loïs* en in jou ma Eunice was en, wat ek oortuig is, ook in jou
is.

#### Staan vas in jou roeping

6 Om hierdie rede herinner ek jou om die genadegawe van God wat
in jou is deurdat ek jou die hande opgelê het, opnuut aan te vuur.* 7
God het ons immers nie 'n gees van lafhartigheid gegee nie,* maar van
krag en liefde en selfbeheersing. 8 Moet jou dus nie skaam vir die
getuienis van ons Here nie, ook nie vir my, sy gevangene, nie. Maar
dra jou deel van die lyding vir die evangelie deur middel van die krag
van God,*

9 wat ons verlos en geroep het
met 'n heilige roeping —
nie op grond van ons dade nie,
maar op grond van sy eie besluit en genade,*
wat reeds van ewigheid af
in •Christus Jesus aan ons geskenk
10 en nou geopenbaar is
deur die verskyning van ons Verlosser, Christus Jesus,
wat die dood vernietig het,*
maar wat ook deur die evangelie
die lewe en die onverganklikheid
aan die lig gebring het.

11 *Hiervoor is ek as prediker, •apostel en leraar aangestel. 12
Daarom ly ek ook hierdie dinge, maar ek skaam my nie, want ek weet
in wie ek nog altyd my vertroue stel en ek is oortuig dat Hy magtig is
om die kleinood wat aan my toevertrou is, tot op daardie dag te
bewaar. 13 Hou as voorbeeld van die suiwer leer[a] vas aan dit wat jy

van my gehoor het; doen dit in die geloof en liefde wat in Christus
Jesus is. **14** Bewaar die kosbare kleinood* wat aan jou toevertrou is
deur die Heilige Gees wat in ons woon. **15** Jy weet dat almal in Asië,[b]
onder wie ook Figelus en Hermogenes, die rug op my gedraai het.* **16**
Mag die Here barmhartigheid bewys aan Onesiforus se huisgesin, want
hy het my dikwels opgebeur en hom nie vir my boeie geskaam nie; **17**
inteendeel, toe hy in Rome was, het hy ywerig na my gesoek en my
gevind. **18** Mag die Here gee dat hy op daardie dag barmhartigheid by
Hom vind.* Jy weet tog baie goed hoeveel diens hy in Efese aan my[c]
bewys het.

**2** 1 Jy dan, my kind, wees sterk deur die genade in •Christus Jesus,
2 en dra dit wat jy by monde van baie getuies van my gehoor het, oor
aan betroubare mense wat bekwaam sal wees om ook ander te
onderrig. 3 Verduur ook jou deel van die ontbering soos 'n goeie
soldaat van Christus Jesus. 4 'n Soldaat raak nie verstrik in sake van
die alledaagse lewe nie, sodat hy sy bevelvoerder tevrede kan stel. 5
Verder word 'n atleet wat aan 'n wedloop deelneem, nie bekroon as hy
nie volgens die reëls meeding nie. 6 *Die boer wat die harde werk
doen, moet eerste van die oes kry. 7 Dink na oor wat ek sê, want die
Here sal jou insig gee in al hierdie dinge.

8 Onthou altyd dat Jesus Christus, uit die nageslag van Dawid,*
opgewek is uit die dood* volgens my evangelie,d 9 *waarvoor ek
verdrukking ly — selfs in boeie soos 'n misdadiger. Maar die woord
van God word nie geboei nie! 10 Daarom verduur ek dit alles ter wille
van die uitverkorenes,* sodat ook hulle die verlossing in Christus Jesus
met ewige heerlikheid kan verkry. 11 Dié woord is betroubaar:

> As ons saam met Hom gesterf het, sal ons ook saam met Hom leef;
> 12 as ons aanhou volhard, sal ons ook saam met Hom regeer;
> as ons Hom verloën, sal Hy ons ook verloën;*
> 13 as ons ontrou is, Hy bly getrou,*
> want Hy kan Homself nie verloën nie.*

**Die leiding wat Timotheus moet gee**

14 Herinner hulle aan hierdie dinge wanneer jy hulle voor God
waarsku om nie te stry oor woorde sonder nut* wat die toehoorders
afbreek nie. 15 Lê jou daarop toe om jou voor God te stel as iemand
wat getoets en goedgekeur is, as 'n werker wat hom nie hoef te skaam
nie,* wat die woord van die waarheid suiwer verkondig. 16-17 Vermy
die goddelose, dwase praatjies van mense, onder wie Himeneus* en
Filetus, want hulle sal toenemend goddeloos word en hulle woorde sal
soos 'n kanker versprei. 18 Hulle het van die waarheid afgedwaal deur
te sê dat die opstanding reeds plaasgevind het, en sodoende gooi hulle
sommige se geloof omver. 19 Maar tog staan die fondament van God
stewig, met hierdie inskripsie: “Die Here ken diegene wat aan Hom
behoort”* en: “Laat elkeen wat die Naam van die Here aanroep, die
rug op ongeregtigheid keer.”* 20 In 'n groot huis is daar nie net goue
en silwer voorwerpe nie, maar ook voorwerpe van hout en klei —
sommige is vir fatsoenlike gebruik, ander onfatsoenlik.e 21 As iemand
homself dan gereinig het van hierdie dinge, sal hy 'n eerbare voorwerp
wees: afgesonder, bruikbaar vir die eienaar, geskik vir elke goeie

werk.* 22 Vlug weg van die begeertes van die jeug en streef, saam met
diegene wat die Here met 'n rein hart aanroep, na regverdigheid,
geloof, liefde en vrede.* 23 So moet jy dwase en onsinnige
twisgesprekke vermy,* omdat jy weet dat dit aanleiding gee tot rusies.
24 'n Dienskneg van die Here moenie rusie maak nie,* maar vriendelik
wees teenoor almal, bekwaam om te onderrig, geduldig, 25 iemand
wat teenstanders met sagtheid teregwys. Miskien mag God hulle tot
kennis van die waarheid bekeer* 26 en hulle tot hulle sinne laat kom
— vry van die strik van die duiwel deur wie hulle gevange gehou
word om sy wil uit te voer.

### Daar kom moeilike tye

**3** 1 Dit moet jy weet: In die laaste dae* gaan daar moeilike tye
kom, 2 *want die mense sal selfsugtig wees, geldgierig, grootpraterig,
aanmatigend, godslasterlik, ongehoorsaam aan hulle ouers,
ondankbaar, goddeloos, 3 ongevoelig, genadeloos, beledigend, sonder
selfbeheersing, wreed, sonder liefde vir die goeie, 4 verraaiers,
roekeloos, hooghartig, lief vir plesier eerder as vir God, 5 mense wat
wel op die oog af godsdienstig lyk,* maar wat die krag daarvan
misken. Bly weg van sulke mense af. 6 Want onder hulle is daar
diegene wat huisgesinne binnedring en ligsinnige vroue, oorlaai met
sondes, hulle prooi maak;* vroue wat voortgedryf word deur allerlei
begeertes, 7 wat altyd aan die leer is, maar nooit tot volle kennis van
die waarheid kan kom nie.* 8 En soos Jannes en Jambres hulle teen
Moses verset het,* net so verset hierdie mense hulle teen die waarheid,
mense wat korrup is in hulle denke* en onbetroubaar in hulle geloof. 9
Maar hulle sal nie baie ver kom nie, want hulle dwaasheid sal vir
almal duidelik wees, soos dit ook met Jannes en Jambres die geval
was.

### Volhard in wat jy geleer het

10 Jy het my egter nougeset nagevolg in leer, lewenswandel, strewe,
geloof, geduld, liefde en volharding; 11 ook vervolging en lyding, soos
wat ek in Antiogië,* Ikonium* en Listra* ervaar het. Watter vervolgings
ek ook al verduur het — die Here het my van alles gered!* 12 *Almal
wat toegewyd in •Christus Jesus wil leef, sal inderdaad vervolg word.
13 Slegte mense en bedrieërs sal van kwaad tot erger gaan, deurdat
hulle mislei en mislei word. 14 Maar jy, bly jy by dit wat jy geleer het
en waarvan jy vas oortuig is, omdat jy weet by wie jy dit geleer het* 15
en omdat jy van kleins af die Heilige Skrifte ken wat jou die wysheid
kan gee tot verlossing deur die geloof in Christus Jesus.* 16 Die hele
Skrif is deur God geïnspireer* en nuttig vir onderrig,* weerlegging,
teregwysing, en opvoeding om God se wil te gehoorsaam[f] 17 sodat die
mens wat aan God behoort[g] bekwaam kan wees, ten volle toegerus vir
elke goeie taak.*

**4** 1 Ek dring ernstig by jou aan voor God en •Christus Jesus wat die
lewendes en die dooies gaan oordeel,[*] en ook met die oog op sy
verskyning en sy koninkryk: 2 Verkondig die woord, hou tydig en
ontydig aan,[*] weerlê, bestraf, bemoedig in alle geduld en deur
onderrig. 3 Want daar kom 'n tyd wanneer hulle die gesonde leer nie
sal verdra nie,[*] maar omdat hulle ore gestreel wil word deur wat hulle
hoor, sal hulle vir hulleself leermeesters na eie begeerte uitsoek. 4
Hulle sal hulle doof hou vir die waarheid en hulle tot versinsels
wend.[*]

5 Maar bly jy in alles nugter, verduur jou lyding, doen jou werk as
verkondiger van die evangelie, beoefen jou bediening voluit. 6 Want
ek word reeds as drankoffer uitgegiet[*] en die tyd van my dood is naby.
7 Ek het die goeie stryd gestry,[*] ek het die wedloop voltooi, ek het die
geloof behou. 8 Nou wag die oorwinningskrans van •geregtigheid op
my,[*] wat die Here, die regverdige Regter, op daardie dag vir my sal
gee — en nie net vir my nie, maar ook vir almal wat na sy koms
uitsien.[h]

**Laaste opdragte en groete**

9 Doen jou bes om gou na my toe te kom, 10 want Demas[*] het my
verlaat: Hy het die huidige wêreld liefgekry en na Thessalonika
vertrek, Kressens na Galasië en Titus[*] na Dalmasië. 11 Net Lukas[*] is
nog by my. Gaan haal vir Markus[*] en bring hom saam met jou, want
hy is vir my baie nuttig in die bediening. 12 Tigikus[*] het ek na Efese
gestuur. 13 Wanneer jy kom, bring die reismantel saam wat ek in
Troas[*] by Karpus agtergelaat het, en ook die boeke, veral die
perkamente. 14 Aleksander,[*] die kopersmid, het my baie kwaad
aangedoen. Die Here sal hom volgens sy dade vergeld.[*] 15 Vir hom
moet ook jy op jou hoede wees, want hy het ons woorde heftig
teengestaan. 16 Tydens my eerste verdediging het niemand my
bygestaan nie; inteendeel, almal het my in die steek gelaat.[*] Mag dit
hulle nie toegereken word nie! 17 Die Here het my egter ondersteun[*]
en my versterk, sodat ek die verkondiging kon voltooi en al die
heidene dit kon hoor;[*] en ek is uit die bek van die leeu gered.[*] 18 Die
Here sal my van elke bose daad red en Hy sal my verlos met die oog
op sy hemelse koninkryk. Aan Hom die heerlikheid vir ewig en ewig!
•*Amen*.

19 Stuur groete vir Priska en Akwila,[*] en Onesiforus se huisgesin.[*] 20
Erastus[*] het in Korinthe gebly, Trofimus[*] het ek siek in Milete
agtergelaat. 21 Doen jou bes om nog voor die winter te kom. Eubulus
en Pudens en Linos en Claudia en al die broers[i] stuur vir jou groete.

**Seëngroet**

22 Die Here bly met jou gees. Die genade bly met julle.

* **1:3 soos … voorouers:** Fil 3:5

* **1:3 met … dien:** Hand 23:1; 24:16

* **1:5 jou … Loïs:** Hand 16:1

* **1:6 die genadegawe … vuur:** 1 Tim 4:14

* **1:7 God … gegee nie:** Rom 8:15

* **1:8 vir die … God:** Rom 1:16

* **1:9 wat ons … genade:** Ef 2:8-9; Tit 3:5

* **1:10 ons Verlosser … vernietig het:** 1 Kor 15:55,57; Heb 2:14

* **1:11** 1 Tim 2:7

**a 1:13 suiwer leer:** Letterlik ‘gesonde woorde’.

* **1:14 Bewaar … kleinood:** 1 Tim 6:20

**b 1:15 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **1:15 almal … gedraai het:** 2 Tim 4:16

* **1:18 Mag … vind:** Jud vs 21

**c 1:18 aan my:** Ontbreek in die meeste manuskripte, maar word veronderstel.

* **2:6** 1 Kor 9:7,10

* **2:8 uit … Dawid:** Rom 1:3

* **2:8 Jesus … dood:** 1 Kor 15:4,20

**d 2:8 my evangelie:** Die evangelie wat Paulus verkondig.

* **2:9** Ef 3:1; Fil 1:12-14

* **2:10 verduur … uitverkorenes:** Kol 1:24

* **2:12 as ons Hom … verloën:** Matt 10:33; Luk 12:9

* **2:13 as ons … getrou:** Rom 3:3-4

* **2:13 want … verloën nie:** Num 23:19; Tit 1:2

* **2:14 om nie … nut:** 1 Tim 6:4; Tit 3:9

* **2:15 werker … skaam nie:** 1 Tim 4:6; Tit 2:7-8

* **2:16-17 Vermy … mense:** 1 Tim 4:7; **Himeneus:** 1 Tim 1:20

* **2:19 Die Here … behoort:** Num 16:5; Joh 10:14; 1 Kor 8:3

* **2:19 Laat … keer:** Num 16:26

**e 2:20 vir fatsoenlike … onfatsoenlik:** Letterlik 'tot eer en tot oneer'. Fatsoenlike voorwerpe was vir spesiale geleenthede bedoel en onfatsoenlike voorwerpe vir huishoudelike of menslike afval. Sommige vertaal dit as "kosbaar" en "alledaags".

* **2:21 bruikbaar … werk:** 2 Tim 3:17

* **2:22 Vlug … vrede:** 1 Tim 6:11

* **2:23 So … vermy:** 1 Tim 4:7

* **2:24 'n Dienskneg … maak nie:** 1 Tim 3:3; Tit 1:7

* **2:25 kennis … bekeer:** 1 Tim 2:4

* **3:1 In … dae:** 1 Tim 4:1

* **3:2-4** Rom 1:29-31

* **3:5 mense … lyk:** Matt 7:15,21; Rom 2:20; Tit 1:16

* **3:6 diegene … maak:** Tit 1:11

* **3:7 tot … kom nie:** 2 Tim 2:25

* **3:8 Jannes … verset het:** Eks 7:11,22

* **3:8 mense wat … denke:** 1 Tim 6:5

* **3:11 in Antiogië:** Hand 13:50

* **3:11 Ikonium:** Hand 14:5

* **3:11 Listra:** Hand 14:19

* **3:11 die Here … gered:** Ps 34:20

* **3:12** Matt 16:24; Joh 15:20; Hand 14:22

* **3:14 omdat … geleer het:** 2 Tim 2:2

* **3:15 wat jou … Jesus:** Joh 5:39

* **3:16 Die hele … geïnspireer:** 2 Pet 1:21

* **3:16 nuttig … onderrig:** Rom 15:4

**f 3:16 om … gehoorsaam:** Letterlik ‘in •geregtigheid’.

**g 3:17 mens … behoort:** Letterlik ‘mens van God’.

* **3:17 ten … taak:** 2 Tim 2:21

* **4:1 Christus … oordeel:** Hand 10:42; Rom 14:9-10; 1 Pet 4:5

* **4:2 hou … aan:** Hand 20:20,31

* **4:3 Want … verdra nie:** 1 Tim 4:1

* **4:4 hulle tot … wend:** 1 Tim 4:7; Tit 1:14

* **4:6 Want … uitgegiet:** Fil 2:17

* **4:7 Ek … gestry:** 1 Tim 6:12

* **4:8 Nou … my:** 1 Kor 9:25; Fil 3:14; 2 Tim 2:5; Jak 1:12; 1 Pet 5:4; Op 2:10

**h 4:8 na … uitsien:** Letterlik ‘sy koms liefhet’.

* **4:10 Demas:** Kol 4:14; Filem vs 24

* **4:10 Titus:** 2 Kor 8:23; Gal 2:3; Tit 1:4

* **4:11 Lukas:** Kol 4:14; Filem vs 24

* **4:11 Markus:** Hand 12:12,25; 13:13; 15:37-39; Kol 4:10; Filem vs 24

* **4:12 Tigikus:** Hand 20:4; Ef 6:21-22; Kol 4:7-8

* **4:13 Troas:** Hand 20:6

* **4:14 Aleksander:** 1 Tim 1:20

* **4:14 Die Here … vergeld:** 2 Sam 3:39; Ps 28:4; 62:13; Spr 24:12; Rom 2:6

* **4:16 almal … gelaat:** 2 Tim 1:15

* **4:17 Die Here … ondersteun:** Hand 27:23

* **4:17 ek … hoor:** Hand 23:11

* **4:17 en ek … gered:** Ps 22:22; Dan 6:22

* **4:19 Priska ... Akwila:** Hand 18:2

* **4:19 Onesiforus ... huisgesin:** 2 Tim 1:16-17

* **4:20 Erastus:** Hand 19:22; Rom 16:23

* **4:20 Trofimus:** Hand 20:4; 21:29

**i 4:21 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

# DIE BRIEF AAN
# TITUS

1 2 3

**Inleiding**

*Die Brief aan Titus* maak saam met *1 en 2 Timotheus* deel uit van die sogenaamde Pastorale Briewe. Hierdie briewe word so genoem omdat hulle bedoel was om pastorale leiding aan die leierfigure in sekere gemeentes te gee.

As aanvaar word dat Paulus die outeur van hierdie brief was, is dit geskryf nadat Paulus uit sy eerste gevangenskap in Rome vrygelaat is, na alle waarskynlikheid in 62-63 nC. Hy het moontlik die brief uit Masedonië geskryf (vgl 1 Tim 1:3) voordat hy vir die komende winter in Nikopolis (Tit 3:12) sou aankom.

Die skrywer identifiseer homself as die apostel Paulus (1:1). Weens die styl en besondere omstandighede van hierdie brief meen heelwat geleerdes dat dit in 'n later stadium deur 'n toegewyde volgeling van Paulus in die naam van sy leermeester geskryf is. Nietemin is daar goeie oorwegings vir die aanvaarding van die tradisionele standpunt dat Paulus die outeur van hierdie brief was.

Die brief is gerig aan Titus, 'n jarelange en getroue medewerker van Paulus. Paulus het hom in Kreta agtergelaat om bepaalde reëlings vir die goeie funksionering van die gemeentes te tref. Ná afhandeling van sy opdragte moet hy Paulus vir die komende winter in Nikopolis ontmoet (3:12).

Paulus se opdrag aan Titus is dat hy moet toesien dat die regte ouderlinge in die onderskeie gemeentes aangestel word (1:5-9). Verder moet Titus teen die dwaalleraars optree (1:10-16) en pastorale leiding gee oor hoe die gelowiges teenoor mekaar (2:1-15) en in die samelewing (3:1-11) moet optree. Paulus tref ook 'n aantal praktiese reëlings (3:12-13).

Soos in *1 Timotheus,* gaan dit in *Titus* om die regte bediening, die verkondiging van die suiwer leer en 'n voorbeeldige Christelike leefstyl. Paulus tree as mentor op om aan Titus leiding te gee oor sy optrede in die betrokke gemeentes.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-4 Briefaanhef
1:5-9 Die eienskappe van 'n ouderling
1:10-16 Kerklike opponente in Kreta
2 Hoe gelowiges met mekaar moet omgaan
3:1-11 Hoe gelowiges in die samelewing moet optree
3:12-15a Laaste opdragte en groete
3:15b Seëngroet

**1** 1 Paulus, 'n slaaf van God en 'n •apostel van Jesus •Christus ter
wille van die geloof van die uitverkorenes van God en hulle kennis
van die waarheid gerig op vroomheid, 2 en met die hoop op die ewige
lewe wat God, wat nie lieg nie, reeds voor alle tye beloof het. 3 Hy het
sy woord op sy eie tyd bekend gemaak deur die verkondiging* aan my
toevertrou, in opdrag van God, ons Verlosser.*
4 Aan Titus,* my egte seun volgens ons gemeenskaplike geloof:*

Genade en vrede van God, ons Vader, en Christus Jesus ons Verlosser.

#### Eienskappe van 'n ouderling

5 Hiervoor het ek jou in Kreta laat agterbly: dat jy onafgehandelde
sake kan afhandel en in elke dorp ouderlinge kan aanstel soos ek aan
jou opgedra het. 6 *Dit moet iemand wees wat onberispelik is, 'n man
met een vrou en met gelowige kinders, een wat nie van losbandige
gedrag beskuldig kan word of opstandig is nie. 7 Want 'n opsiener
moet, as bestuurder oor die huishouding van God, onberispelik wees:
nie eiesinnig of humeurig nie, iemand wat nie te veel drink of
skoorsoekerig is of oneerlike wins najaag nie; 8 maar gasvry, lief vir
die goeie, verstandig, regverdig, toegewyd en selfbeheersd. 9 Hy moet
hom hou aan die betroubare woord, in ooreenstemming met die
lering, sodat hy deur die gesonde leer* kan bemoedig, en ook hulle
wat dit teengaan, kan weerlê.

#### Kerklike opponente in Kreta

10 Want daar is baie opstandiges, praatjiesmakers en mense wat
ander mislei, veral onder hulle wat besny is, 11 van wie die mond
gesnoer moet word — mense wat hele huishoudings omvergooi* deur
ontoelaatbare dinge te leer, en dit vir skandelike gewin.* 12 Een van
hulle mense, hulle eie profeet, het gesê:

> Die mense van Kreta is ewige leuenaars,
> slegte ondiere, lui vrate!*

13 Hierdie getuienis is waar. Daarom, spreek hulle skerp aan,* sodat
hulle gesond kan word in die geloof 14 en hulle nie meer besig hou
met Joodse mites* en menslike voorskrifte wat van die waarheid
afwyk nie. 15 Alles is rein vir dié wat rein is,* maar vir die besoedeldes
en ongelowiges is niks rein nie: sowel hulle denke as hulle gewete is
besoedel. 16 Hulle bely dat hulle God ken, maar weerspreek dit met
hulle dade;* hulle is afstootlik en onversetlik, onbekwaam om enigiets
goeds te doen.

**Hoe gelowiges met mekaar moet omgaan**

**2** 1 *Maar jy, verkondig jy wat pas by die gesonde leer.* 2 Ouer
manne moet nugter wees, waardig, verstandig — gesond in geloof,
liefde en standvastigheid.
3 *Net so moet ouer vroue se optrede wees soos dit •heiliges betaam.
Hulle moet nie kwaadpraters wees, of verslaaf aan wyn nie, maar
moet onderrig gee in wat goed is, 4 sodat hulle die jong vroue kan leer
om liefdevol teenoor hulle mans en kinders te wees, 5 verstandig, kuis,
toegewy aan hulle huishoudings, goedaardig, onderdanig aan hulle
mans,* sodat die woord van God nie belaster word nie.
6 Net so moet jy ook die jonger manne vermaan om in alle opsigte
verstandig op te tree. 7 Stel jy self in alles 'n voorbeeld deur goeie
dade,* onvervalste leer en waardigheid, 8 gesonde en onaanvegbare
prediking, sodat 'n teenstander beskaamd mag staan en niks slegs het
om oor ons te sê nie.*
9 Slawe moet in alles aan hulle eienaars onderdanig wees:* hulle
tevrede stel, nie teenpraat nie en 10 nie steel nie; maar toon dat hulle
ten volle betroubaar is, sodat hulle in alles die leer van God ons
Verlosser* aantreklik kan maak.
11 Want die verlossende genade van God het aan alle mense verskyn
12 en voed ons op, sodat ons in hierdie bedeling verstandig en
regverdig en vroom kan leef* deur goddeloosheid en wêreldse
begeertes te verwerp.* 13 *Dit terwyl ons uitsien na die salige hoop en
glansryke verskyning van ons groot God en Verlosser, Jesus •Christus
— 14 Hy wat Homself ter wille van ons gegee het* om ons los te koop[a]
van alle wetteloosheid* en vir Hom 'n eie volk te reinig* wat ywerig is
om goed te doen.* 15 Met volle gesag moet jy oor hierdie sake praat,
bemoedig en teregwys. Moenie dat iemand op jou neersien nie.*

### Hoe gelowiges in die samelewing moet optree

**3** 1 Herinner hulle daaraan om aan die owerheid en alle gesag
onderdanig te wees,* om gehoorsaam te wees en bereid tot elke goeie
werk, 2 niemand te belaster nie, om nie bakleierig te wees nie, maar
vriendelik, en om ware sagmoedigheid te betoon aan alle mense. 3
Want ons was ook voorheen onverstandig,* ongehoorsaam, verdwaal,
verslaaf aan allerlei begeertes en luste. Ons het in kwaadwilligheid en
naywer geleef, ons was haatlik en het mekaar gehaat.

4 Maar toe die goedheid en menseliefde
van God, ons Verlosser,* verskyn,
5 het Hy ons verlos —
nie op grond van werke
wat ons uit •geregtigheid gedoen het nie,
maar op grond van sy ontferming* —
deur die afwassing van die weergeboorte*
en vernuwing deur die Heilige Gees,*
6 *wat Hy ryklik oor ons uitgegiet het
deur Jesus •Christus, ons Verlosser.
7 So het ons, geregverdig[b] deur sy genade,*
erfgename geword van die ewige lewe
waarop ons hoop.

8 Hierdie woord is betroubaar, en ek wil hê dat jy met nadruk oor
hierdie dinge praat, sodat hulle wat in God glo daarop bedag sal wees
om hulle aan goeie werke toe te wy. Hierdie dinge is goed en
voordelig vir die mense. 9 *Vermy egter onsinnige dispute en
geslagsregisters en stryery en haarklowery oor die wet, want dit is
nutteloos en sinloos. 10 *As iemand verdeeldheid saai, wys hom ná een
of twee vermanings weg, 11 omdat jy weet dat so 'n persoon op 'n
verkeerde pad is en sonde doen;* hy veroordeel homself.

### Laaste opdragte en groete

12 Wanneer ek Artemas of Tigikus* na jou stuur, haas jou om na my
te kom in Nikopolis, want ek het besluit om daar te oorwinter. 13 Help
ook vir Senas, die regsgeleerde, en vir Apollos* na die beste van jou
vermoë vooruit op hulle reis, sodat hulle niks kortkom nie. 14 Ons
mense moet ook leer om vir die voorsiening van noodsaaklike
behoeftes aan goeie werke voorkeur te gee,* sodat hulle nie vrugteloos
sal wees nie.
15 Almal by my stuur vir jou groete. Groet hulle wat ons in die

geloof liefhet.

**Seëngroet**

Die genade bly met julle almal.

* **1:3 Hy het ... verkondiging:** Ef 1:9-10

* **1:3 die verkondiging ... Verlosser:** 1 Tim 1:1,11; **God ... Verlosser:** Tit 2:10; 3:4

* **1:4 Titus:** 2 Kor 8:23; Gal 2:3; 2 Tim 4:10

* **1:4 my egte ... geloof:** 1 Tim 1:2

* **1:6-9** 1 Tim 3:2-7; 2 Tim 2:24-26

* **1:9 die gesonde leer:** 1 Tim 1:10; 2 Tim 4:3; Tit 2:1

* **1:11 mense ... omvergooi:** 2 Tim 3:6

* **1:11 vir ... gewin:** Joh 10:12; 1 Pet 5:2

* **1:12 Die mense ... vrate:** Epimenides, *de Oraculis*

* **1:13 spreek ... aan:** 2 Tim 4:2

* **1:14 hulle ... mites:** 1 Tim 1:4; 4:7

* **1:15 Alles ... rein is:** Matt 15:11; Rom 14:20

* **1:16 Hulle ... dade:** 1 Joh 1:6; 2:4

* **2:1** 2 Tim 1:13

* **2:1 die gesonde leer:** 1 Tim 1:10; 2 Tim 4:3; Tit 1:9

* **2:3** 1 Tim 3:11

* **2:5 onderdanig ... mans:** Ef 5:22

* **2:7 Stel ... dade:** 1 Tim 4:12; 1 Pet 5:3

* **2:8 'n teenstander ... sê nie:** 1 Pet 2:15

* **2:9 Slawe ... wees:** Ef 6:5; 1 Tim 6:1; 1 Pet 2:18

* **2:10 God ... Verlosser:** Tit 1:3; 3:4

* **2:12 sodat ons ... leef:** Ef 1:4

* **2:12 goddeloosheid ... verwerp:** 1 Joh 2:16

* **2:13** 1 Kor 1:7; Fil 3:20

* **2:14 Hy … gegee het:** Gal 1:4; 2:20; 1 Tim 2:6

**a 2:14 los te koop:** Destyds was 'n slaaf die eiendom van sy eienaar. Elke slaaf het 'n bepaalde geldwaarde (of prys) gehad. 'n Eienaar kon instem dat 'n slaaf sy vryheid kry wanneer iemand die eienaar vergoed vir die verlies van die waarde van sy slaaf deur die slaaf se "prys" te betaal. Só is 'n slaaf "losgekoop".

* **2:14 om ons … wetteloosheid:** Ps 51:4; 130:8

* **2:14 vir Hom … reinig:** Eks 19:5; Deut 4:20; 7:6; 14:2; Eseg 37:23; 1 Pet 2:9

* **2:14 ywerig … doen:** Ef 2:10; 1 Pet 3:13

* **2:15 Moenie … neersien nie:** 1 Tim 4:12

* **3:1 Herinner … wees:** Rom 13:1; 1 Pet 2:13

* **3:3 Want … onverstandig:** 1 Kor 6:11; Ef 2:2; 5:8

* **3:4 God … Verlosser:** Tit 1:3; 2:10

* **3:5 het Hy … ontferming:** Ef 2:8-9; 2 Tim 1:9

* **3:5 deur … weergeboorte:** Ef 5:26

* **3:5 vernuwing … Gees:** Joh 3:5

* **3:6** Joël 2:28; Hand 2:17-21

**b 3:7 geregverdig:** Kan ook vertaal word "vrygespreek".

* **3:7 geregverdig … genade:** Rom 3:24

* **3:9** 2 Tim 2:14,16,23

* **3:10** Matt 18:15-17

* **3:11 so 'n … doen:** 1 Tim 6:4-5

* **3:12 Tigikus:** Hand 20:4; Ef 6:21-22; Kol 4:7-8; 2 Tim 4:12

* **3:13 Apollos:** Hand 18:24; 1 Kor 3:5-6; 16:12

* **3:14 Ons … gee:** Ef 4:28; Tit 2:14

# DIE BRIEF AAN
# FILEMON

1

**Inleiding**

*Die Brief aan Filemon* maak saam met *Efesiërs, Filippense* en *Kolossense* die viertal geskrifte uit wat bekend staan as Paulus se gevangenskapsbriewe.

By twee geleenthede is Paulus vir redelike lang tydperke as gevangene aangehou — tussen 56 en 58 nC in Sesarea (Hand 26:32) en tussen 60 en 62 nC in Rome (Hand 28:16-31). Dit is waarskynlik dat hierdie brief (vs 9,10,13,23) saam met *Kolossense* en *Efesiërs,* tydens een van hierdie twee tydperke van Paulus se gevangenskap geskryf is.

Volgens vers 1 is Paulus en Timotheus medeskrywers, maar die konsekwente gebruik van die persoonlike voornaamwoord "ek" vanaf vers 4 dui Paulus as die eintlike skrywer aan.

Dit is 'n persoonlike brief aan Filemon, maar tog ook bedoel vir Affia, Argippus en die hele huisgemeente wat in Filemon se huis saamkom (2). Dit word algemeen aanvaar dat Filemon in Kolosse gewoon het.

Die aanleiding tot die brief was dat Onesimus, 'n slaaf van Filemon wat van hom weggeloop het, by Paulus uitgekom en onder sy, Paulus, se evangeliebediening 'n Christen geword het. Paulus stuur Onesimus nou terug na Filemon en skryf hierdie brief waarin hy pleit dat Filemon nie vir Onesimus vir sy oortreding sal straf nie, maar hom eerder as 'n broer sal terugverwelkom (vs 16), trouens sal verwelkom soos hy Paulus self sou verwelkom (vs 17). Paulus vra nie dat Filemon aan Onesimus sy vryheid moet skenk nie, alhoewel sy vertroue dat Filemon selfs meer sal doen as wat hy vra, dit impliseer. Paulus is ook van voorneme om Filemon te besoek en vra dat laasgenoemde vir hom huisvesting gereed sal hou.

*Die Brief aan Filemon* word algemeen beskou as 'n juweel van die oorredingskuns. Dit blyk uit die hele brief, maar veral uit Paulus se pleidooi dat Filemon (vs 8-22) sy wegloopslaaf nie op die normale en te verwagte wyse sal straf nie, maar eerder as 'n broer in Christus sal ontvang. Die krag van die evangelie verander mense (vs 11) en maak van 'n slaaf 'n "geliefde broer" (vs 16). Maar dit is veral die boodskap van versoening met God en onderlinge versoening en gemeenskap wat in die brief sterk op die voorgrond tree.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1-3 Briefaanhef
4-7 Dankgebed en voorbidding
8-22 Paulus se versoek aan Filemon
23-24 Groete
25 Seëngroet

**1** 1 Paulus, die gevangene van •Christus Jesus,[*] en ons broer
Timotheus,
aan[a] ons geliefde medewerker Filemon 2 en ook aan ons suster Affia
en ons medestryder Argippus[b] en die gemeente wat in jou huis
saamkom:
3 [*]Genade vir julle en vrede van God, ons Vader, en die Here Jesus
Christus.

### Dankgebed en voorbidding

4 [*]Ek dank my God altyd wanneer ek aan jou dink in my gebede, 5
omdat ek gehoor het van jou liefde vir al die •heiliges en van jou
geloof in die Here Jesus. 6 Ek bid dat ons gemeenskaplike geloof by
jou 'n deeglike insig sal bewerk[*] dat elke goeie daad wat ons doen, tot
eer van •Christus moet wees. 7 Ek is inderdaad baie bly en bemoedig
oor jou liefde,[*] broer, omdat die gees van die heiliges deur jou
verkwik is.

### Paulus se versoek aan Filemon

8 Daarom, al het ek in •Christus groot vrymoedigheid om jou te
beveel wat jy behoort te doen, 9 rig ek, Paulus, op grond van die liefde
eerder 'n versoek aan jou, juis omdat ek so 'n ou man is en nou ook
nog 'n gevangene ter wille van Christus Jesus.[*] 10 Ek pleit by jou vir
my geestelike kind,[*] Onesimus,[*] wat ek tydens my gevangenskap
verwek het.[c] 11 Hy het destyds vir jou geen voordeel ingehou nie,
maar nou hou hy vir jou en vir my groot voordeel[d] in. 12 Ek het hom
na jou teruggestuur, hy wat my eie hart is! 13 Ek wou hom graag by
my hou sodat hy my in jou plek kon dien[*] terwyl ek ter wille van die
evangelie in gevangenskap is.[e] 14 Maar sonder jou instemming wou ek
niks doen nie, sodat jy jou goeie daad nie uit dwang nie, maar
vrywillig sal doen.[*] 15 Dalk was hy juis om hierdie rede 'n rukkie lank
van jou af weg sodat jy hom vir altyd kan terugkry, 16 nie langer as 'n
slaaf nie, maar méér as 'n slaaf, as 'n geliefde broer[*] — in die besonder
vir my, hoeveel te meer dan vir jou — liggaamlik sowel as in die
Here.
17 Indien jy my as deelgenoot beskou, verwelkom hom asof dit ek is.
18 En as hy jou enige skade berokken het of jou iets skuld, sit dit op
my rekening. 19 *Ek, Paulus, skryf hier met my eie hand:* [*]*"Ek sal betaal."*
En dan praat ek nie eers daarvan dat jy as gelowige jou lewe[f] aan my
verskuldig is nie. 20 Ja, broer, mag ek tog in die Here van jou hierdie
voordeel geniet;[*] stel my gees in Christus gerus.

21 Met volle vertroue in jou gehoorsaamheid skryf ek hier vir jou in

die wete dat jy selfs meer sal doen as wat ek vra. **22** Maak terselfdertyd ook die gastekamer vir my gereed, want ek verwag om deur julle gebede aan julle geskenk te word.

#### Groete

**23** Epafras,* my medegevangene in •Christus Jesus groet jou. **24** So
ook my medewerkers Markus,* Aristargus,* Demas* en Lukas.*

#### Seëngroet

**25** Die genade van die Here Jesus •Christus bly met julle gees.

* **1 die gevangene ... Jesus:** Ef 3:1; 4:1; Fil 1:7,13; Filem vs 9

**a 1 aan:** In die formele briefstyl soos deur die skrywer gebruik, ontbreek die werkwoord wat in die gedagte aangevul moet word, naamlik “skryf” aan.

**b 2 Argippus:** Kol 4:17 verwys na die dienswerk wat Argippus in die Here ontvang het.

* **3** Rom 1:7; Gal 1:3; Fil 1:2

* **4** Rom 1:8-9

* **6 ons gemeenskaplike ... bewerk:** Fil 1:9; Kol 1:9

* **7 Ek ... liefde:** 2 Kor 7:4

* **9 'n gevangene ... Jesus:** Ef 3:1; 4:1; Fil 1:7,13; Filem vs 1

* **10 my ... kind:** 1 Kor 4:15; Gal 4:19

* **10 Onesimus:** Kol 4:9

**c 10 wat ek ... verwek het:** Die bronteks kan ook vertaal word “wie se geestelike vader ek geword het”.

**d 11 geen voordeel ... groot voordeel:** 'n Woordspel op die naam “Onesimus” wat ‘voordelig’ beteken.

* **13 hy my ... dien:** Fil 2:30

**e 13 ter wille ... is:** Letterlik ‘in die boeie van die evangelie’.

* **14 nie uit ... doen:** 2 Kor 9:7; 1 Pet 5:2

* **16 nie langer ... broer:** 1 Tim 6:2

* **19 Ek ... hand:** Gal 6:11; 2 Thess 3:17

**f 19 as ... lewe:** Letterlik ‘jouself’.

* **20 voordeel geniet:** Filem vs 11

* **23 Epafras:** Kol 1:7; 4:12

* **24 Markus:** Hand 12:12,25; 13:13; 15:37-39; Kol 4:10; 2 Tim 4:11

* **24 Aristargus:** Hand 19:29; 27:2; Kol 4:10

* **24 Demas:** Kol 4:14; 2 Tim 4:10

# AAN DIE HEBREËRS

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 13

**Inleiding**

*Aan die Hebreërs* is een van die jongste geskrifte in die Nuwe Testament. Dit is waarskynlik tussen 70 en 90 nC geskryf, aangesien die vroeg-Christelike skrywer Klemens in sy eerste brief aan die Korinthiërs reeds in 96 nC daaruit aanhaal. Dit is onbekend waar dit geskryf is. Aleksandrië, Rome en selfs Korinthe word as moontlikhede genoem.

Alhoewel vir baie eeue aangeneem is dat Paulus *Hebreërs* geskryf het, is dit uiters onwaarskynlik in die lig van sy datering, taal en styl, teologiese aksente en die anonimiteit van die skrywer. Paulus noem byvoorbeeld altyd sy naam in sy geskrifte, terwyl die skrywer van *Hebreërs* se naam nie genoem word nie. Luther het gemeen dat Apollos die skrywer is — 'n vermoede wat nie sonder meriete is nie. Daar is ook verskeie ander menings oor die skrywer, maar dit bly blote vermoedens.

Ook die identiteit van die lesers is onbekend. Alhoewel tradisioneel aanvaar is dat die eerste lesers "Hebreërs" was, met ander woorde van Joodse afkoms, is dit te betwyfel. Uit die inhoud van die boek blyk dat die eerste lesers eerder 'n gemengde groep was wat uit Jode, "godvresendes" (dit wil sê heidene wat voorheen reeds by die Joodse geloof betrokke geraak het), sowel as bekeerlinge uit die heidendom bestaan het.

Uit Hebreërs 13:24 lei baie geleerdes af dat hierdie skrywe aan 'n huisgemeente in Rome gerig was. Dwarsdeur *Hebreërs* is dit baie duidelik dat hierdie gelowiges besig was om in moedeloosheid te verval en gevaar geloop het om afvallig te word van die geloof.

*Hebreërs* is nie werklik 'n brief nie, alhoewel 'n tipiese briefslot wel aan die einde voorkom (13:23-25). Die inhoud van die boek weerspieël eerder 'n eerste-eeuse preek of leerrede. Kenmerkend van hierdie leerrede is die baie aanhalings uit die Ou Testament, veral Psalm 110. *Hebreërs* is geskryf om die lesers daarvan te bemoedig en aan hulle 'n nuwe geestelike visie te gee. Daarom word hierdie skrywe 'n "boodskap van aansporing" genoem (13:22). Dit bevat van die beste Grieks in die Nuwe Testament.

*Hebreërs* gebruik veral motiewe uit die tempelkultus en kontrasteer die offerdiens onder die ou verbond met die nuwe, hemelse erediens wat Christus gebring het. Daarby maak die skrywer ook gebruik van denkpatrone wat met die Griekse filosofie ooreenstem, maar dan vanuit 'n Christelike perspektief.

Die sentrale tema van *Hebreërs* is Jesus Christus (vgl 13:8). Jesus Christus word geteken as die verhoogde Here in wie God sy finale woord gespreek het (1:1 — 4:13), as ons groot Hoëpriester (4:14 — 10:31) en as ons groot voorbeeld van volharding wat nagevolg moet word (12:2-3; 13:13).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1:1 — 4:13 Jesus Christus, die Seun van God en Here —
  - oortref die engele sowel as Moses
  - Gehoorsaam die evangelie
- 4:14 — 10:31 Jesus Christus se hoëpriesterskap en offer —
  - oortref die priesterskap en offerdiens van die ou verbond
  - Eien die vrug van sy dood toe
- 10:32 — 13:22 Volharding en praktiese uitlewing van geloof
- 13:23-25 Afsluiting: Persoonlike mededeling, groete en seëngroet

### God se openbaring deur die Seun

**1** 1 In die ou tyd het God baie keer en op baie maniere met ons
voorvaders gepraat deur die profete, 2 maar in hierdie eindtyd het Hy
met ons gepraat deur die Seun.

Hom het Hy aangestel as erfgenaam van alle dinge,*
en deur Hom het Hy ook die wêreld geskep.*
3 Hy is die uitstraling van God se heerlikheid
en die ewebeeld van sy wese.*
Hy hou alles in stand deur sy magtige woord;
en nadat Hy die reiniging van sondes bewerk het,
het Hy gaan sit aan die regterhand[a]
van die Majesteit[b] in die hoogtes.[c]
4 Hy is hoog bo die engele verhef,
net soos wat Hy 'n Naam geërf het
wat uitnemender as hulle s'n is.*

### Die Seun is verhewe bo die engele

5 Want aan wie van die engele het Hy ooit gesê:

"Jy is my Seun;
vandag het Ek jou verwek."[d]

En ook:

"Ek sal vir Hom 'n Vader wees
en Hy sal vir My 'n Seun wees."[e]

6 Maar wanneer Hy die •Eersgeborene weer in die wêreld inlei, sê Hy:

"En al die engele van God moet Hom aanbid."[f]

7 Oor die engele sê Hy:

"Hy maak sy engele stormwinde
en sy dienaars vuurvlamme."*

8 Maar vir die Seun sê Hy:

"U troon, o God, is vir ewig en ewig,
en die septer van u koninkryk 'n regverdige septer!

9 U het •geregtigheid lief en U haat onreg;
daarom, o God, het u God U gesalf
met vreugde-olie, meer as u vriende.”[g]

10 En:

“U het aan die begin, o Here,
die aarde se fondamente gegrondves,
en die hemele[h] is die werk van u hande.
11 Hulle sal vergaan, maar U bly bestaan.
Soos 'n kledingstuk sal hulle almal verslyt,
12 en soos 'n mantel sal U hulle oprol;
soos 'n kledingstuk sal hulle vervang word,
maar U bly dieselfde en u jare sal nie tot 'n einde kom nie.”[i]

13 Vir wie van die engele het Hy ooit gesê:

“Sit aan my regterhand[j] totdat Ek jou vyande
'n voetbank vir jou voete[k] gemaak het.”[l]

14 Is hulle nie almal dienende geeste wat uitgestuur word ter wille daarvan om hulle wat die verlossing sal beërf, by te staan nie?*

**2** 1 Daarom moet ons soveel te meer aandag gee aan dit wat ons
gehoor het, sodat ons nie dalk wegdryf nie. 2 Want as die boodskap
wat deur engele verkondig is,[*] inderdaad bindend was, en elke
oortreding en ongehoorsaamheid regmatige straf ontvang het, 3 hoe
sal ons ontvlug as ons so 'n groot verlossing verontagsaam?[*] Hierdie
verlossing is eers deur die Here verkondig en daarna aan ons bevestig
deur hulle wat dit gehoor het, 4 terwyl God dit verder bevestig het
deur tekens en wonders en allerhande kragtige dade en deur gawes
van die Heilige Gees wat uitgedeel is soos Hy dit goedgevind het.[*]

5 Want Hy het die komende wêreld waarvan ons praat, nie aan
engele onderwerp nie. 6 Maar iewers het iemand dit uitdruklik
bevestig en gesê:

> “Wat is die mens dat U aan hom dink
> of die mensekind dat U na hom omsien?
> 7 U het hom vir 'n kort rukkie[m] minder as engele gemaak;
> en hom met heerlikheid en eer gekroon;
> 8 U het alles onder sy voete gestel.”[*]

Deur alles aan hom te onderwerp, het Hy immers niks oorgeslaan wat
nie aan hom onderworpe is nie.[*] Nou sien ons egter nog nie dat alles
aan hom onderwerp is nie. 9 Maar ons sien Jesus, met heerlikheid en
eer gekroon, Hy wat deur sy lyding tot in die dood vir 'n kort rukkie[n]
minder as die engele gemaak is,[*] sodat Hy, deur God se genade, ter
wille van almal die dood sou ervaar.

10 Dit was immers gepas dat Hy, vir en deur wie alles bestaan, ten
einde baie kinders tot heerlikheid te lei, die Leidsman van hulle
verlossing deur lyding tot volmaaktheid sou bring. 11 Want sowel Hy
wat heilig maak, as hulle wat heilig gemaak word, is almal uit Een.
Om hierdie rede is Jesus nie skaam om hulle sy broers[o] te noem nie,[*]
12 wanneer Hy sê:

> “Ek sal u Naam aan my broers verkondig,
> in die byeenkoms sal Ek u lof besing!”[*]

13 En ook:

> “Ek sal my vertroue steeds in Hom stel.”[*]

En ook:

“Kyk, hier is Ek en die kinders wat God My gegee het!”*

14 Aangesien die kinders dan aan vlees en bloed deel het, het ook
Hy op dieselfde manier aan hulle deel gekry, sodat Hy deur sy dood
die een wat oor die dood mag het, dit is die duiwel,* kon ontkrag, 15
en sodat Hy hulle wat uit vrees vir die dood hulle lewe lank in
slawerny verkeer het, kon bevry. 16 Want Hy is vir seker nie oor
engele besorg nie; inteendeel, Hy is oor Abraham se nageslag besorg.*
17 Daarom moes Hy in elke opsig gelyk word aan sy broers,* sodat Hy
'n barmhartige en getroue Hoëpriester kon word om as offer te dien[p]
tot versoening van die volk se sondes.* 18 *Want omdat Hy self gely
het toe Hy versoek is, is Hy in staat om dié wat versoek word, te help.

**Jesus uitnemender as Moses**

**3** 1 Daarom, heilige broers,q deelgenote van 'n hemelse roeping, let
noukeurig op Jesus, die Apostel en Hoëpriester van ons belydenis* — 2
Hy wat getrou is aan die Een wat Hom aangestel het, soos wat ook
Moses getrou was in die hele huis van God.* 3 Hy is inderdaad groter
heerlikheid waardig geag as Moses — soos wat die bouer van die huis
meer aansien het as die huis self. 4 Elke huis word immers deur
iemand gebou, maar God is die Een wat alles gebou het. 5 Moses was
wel as tempeldienaarr getrou in God se hele huis,* tot 'n getuienis van
wat verkondig sou word, 6 maar •Christus was as Seun getrou oor sy
huis; en ons is sy huis as ons bly vashou aan die hoop waarop ons
roem.*

**'n Waarskuwing teen verharding**

7 Daarom, soos die Heilige Gees sê:

“Vandag, as julle sy stem hoor,
8 *moenie julle harte verhard
soos met die opstand in die tyd van versoeking in die woestyns
9 toe julle voorouers My versoek en beproef het nie,
al het hulle my dade gesien — 10 veertig jaar lank.
Daarom het my toorn ontvlam teenoor hierdie geslag
en het Ek gesê,
‘In hulle harte is hulle altyd op 'n dwaalspoor,
en my paaie wou hulle nie leer ken nie.’
11 *Dus het Ek in my toorn gesweer,
‘In my rus sal hulle beslis nie ingaan nie!’ ”*

12 Broers,t waak daarteen dat nie een van julle ooit 'n bose hart vol
ongeloof kry deur van die lewende God afvallig te word nie. 13 Maar
spoor mekaar elke dag aan, solank daar nog van “vandag” sprake is,
sodat niemand van julle deur die verleiding van die sonde verhard
word nie. 14 Ons het inderdaad deelgenote van •Christus geword, mits
ons enduit stewig bly vashou aan ons aanvanklike geloofsvertroue* —
15 soos gesê word:

“Vandag, as julle sy stem hoor,
moenie julle harte verhard soos tydens die opstand nie.”*

16 *Wie was dit wat gehoor het, maar nietemin in opstand gekom het?
Was dit nie almal wat onder leiding van Moses uit Egipte uitgetrek het

nie? **17** Op wie was Hy veertig jaar lank toornig? Was dit nie op hulle
wat gesondig het, wie se lyke in die woestyn gelê het nie?* **18** Vir wie,
behalwe hulle wat ongehoorsaam was, het Hy gesweer dat hulle beslis
nie in sy rus sal ingaan nie?* **19** Ons sien dus dat hulle vanweë
ongeloof nie in staat was om in sy rus in te gaan nie.

**4** 1 Daarom, terwyl die belofte om in sy rus in te gaan, nog bly staan,
moet ons versigtig wees dat dit nie mag blyk dat een van julle
agtergebly het nie. 2 Want net soos aan hulle, is die goeie boodskap
ook aan ons verkondig. Maar die boodskap wat hulle gehoor het, het
hulle nie gebaat nie, omdat hulle nie deur die geloof verenig is met
dié wat dit wel gelowig aangehoor het nie. 3 Ons wat tot geloof gekom
het, gaan immers wel die rus in — soos Hy gesê het,

> "So het Ek in my toorn gesweer,
> 'Hulle sal beslis nie in my rus ingaan nie!' "*

al was God se werke reeds vanaf die grondlegging van die wêreld
afgehandel. 4 Hy het immers êrens aangaande die sewende dag gesê:
"God het op die sewende dag van al sy werke gerus."* 5 En in hierdie
gedeelte sê Hy weer: "Hulle sal beslis nie in my rus ingaan nie!"* 6
Aangesien dit dan bly staan dat sommige wel daar sal ingaan —
hoewel hulle wat eerste die goeie boodskap gehoor het, vanweë
ongehoorsaamheid nie ingegaan het nie — 7 bepaal Hy weer 'n sekere
dag, dit is "vandag", wanneer Hy baie later, soos hierbo reeds genoem,
deur Dawid sê:

> "Vandag, as julle sy stem hoor,
> moenie julle harte verhard nie!"*

8 As Josua hulle dan tot rus gebring het,* sou Hy nie gepraat het van
'n ander dag daarna nie. 9 Daar bly dus steeds 'n sabbatsrus oor vir die
volk van God. 10 Want wie in sy rus ingegaan het, het self ook gerus
van sy werke — soos God van syne.* 11 Laat ons ons dan beywer om in
daardie rus in te gaan, sodat niemand dalk in dieselfde patroon van
ongehoorsaamheid verval nie.

12 Want die woord van God* is lewend* en kragtig en skerper as
enige tweesnydende swaard.* Dit dring deur tot by die raakpunt
tussen •siel en gees, tussen gewrig en murg, en beoordeel* die hart se
voornemens en gedagtes. 13 Ja, niks wat geskape is, is vir Hom
verborge nie, maar alles is oop en bloot voor sy oë. Dit is Hy teenoor
wie ons ons moet verantwoord.

**Jesus die groot Hoëpriester**

14 Terwyl ons dan 'n groot Hoëpriester het wat deur die hemele[u]
gegaan het, Jesus,* die •Seun van God, laat ons styf vashou aan ons
belydenis.* 15 *Want ons het nie 'n Hoëpriester wat nie medelye met
ons swakhede kan hê nie, maar Een wat, soos ons, in alle opsigte

versoek is, en dit sonder dat Hy gesondig het. **16** Laat ons dan met vrymoedigheid die troon van genade nader,* sodat ons ontferming en genade kan ontvang om op die regte tyd gehelp te word.

**5** 1 Elke hoëpriester wat uit mense geneem word, word immers ook
ter wille van mense aangestel vir die offerdiens voor God,[v] sodat hy
ter wille van die sondes geskenke en offers kan bring. 2 [*]Hy kan
deernis hê met dié wat in onkunde dwaal, aangesien hy self ook aan
swakheid blootgestel is. 3 [*]Juis daarom moet hy, net soos vir die volk,
ook vir homself offers vir sy sondes bring. 4 Niemand eien die eer vir
homself toe nie, maar hy word, net soos Aäron, deur God geroep.[*]

5 So ook het •Christus nie Homself vereer deur hoëpriester te word
nie, maar wel die Een wat vir Hom gesê het:

> “Jy is my Seun;
> vandag het Ek jou verwek.”[w]

6 So sê Hy ook op 'n ander plek:

> “Jy is priester vir ewig,
> volgens die orde van Melgisedek.”[x]

7 [*]Hy het tydens sy aardse lewe smekinge en pleitbedes met harde
krete en trane gebring voor God wat in staat was om Hom uit die
dood te red, en Hy is verhoor uit sy angs. 8 Alhoewel Hy die Seun was,
het Hy gehoorsaamheid geleer deur wat Hy gely het. 9 En nadat Hy tot
volmaaktheid gebring is, het Hy vir almal wat aan Hom gehoorsaam
is, die bron van ewige verlossing geword,[*] 10 aangesien Hy deur God
aangewys is as “Hoëpriester volgens die orde van Melgisedek”.[y]

#### Waarskuwing teen afvalligheid

11 Hieroor het ons baie om vir julle te sê wat moeilik is om te
verduidelik, aangesien julle traag geword het om te luister. 12 Want
terwyl julle teen hierdie tyd reeds leraars moes gewees het, het julle
nou weer nodig dat iemand julle onderrig oor die grondbeginsels van
die uitsprake van God, en het julle weer behoefte aan melk en nie
vaste kos nie. 13 Elkeen wat melk gebruik, is immers onervare
aangaande die boodskap van regverdiging[z], want hy is 'n suigeling.[*] 14
Maar vaste kos is vir volwassenes, vir hulle wat oor die aanvoeling
beskik, deur gewoonte geoefen, om te kan onderskei tussen goed en
kwaad.[*]

**6** 1 Laat ons dan die basiese prediking oor •Christus daar laat en
voortgaan na volwassenheid, sonder om weer die fondament te lê van
die bekering van dooie werke, van geloof in God,* 2 van dooponderrig,
oplegging van hande, opstanding uit die dood en van ewige oordeel. 3
En juis dit sal ons doen as God dit toelaat.
4 *Dit is immers onmoontlik om hulle wat eenmaal verlig is, wat die
hemelse gawe gesmaak, en deel gekry het aan die Heilige Gees, 5 en
wat die goeie woord van God gesmaak, en ook die kragte van die
komende bedeling, 6 en tog afvallig geword het, weer opnuut tot
bekering te bring, aangesien hulle wat hulleself betref, die •Seun van
God opnuut kruisig en openlik tot skande maak. 7 Want grond wat die
reën indrink wat telkens daarop val en 'n bruikbare oes voortbring vir
hulle om wie se ontwil dit bewerk word, ontvang God se seën. 8 Maar
wanneer dit dorings en dissels voortbring, is dit nutteloos en naby
vervloeking.* Die einde daarvan is verbranding.
9 Maar selfs wanneer ons só praat, geliefdes, is ons, wat julle betref,
oortuig van beter dinge wat betrekking het op verlossing. 10 *God is
immers nie onregverdig nie. Hy sal nie vergeet van julle arbeid en van
die liefde wat julle vir sy Naam betoon het, deurdat julle die •heiliges
bedien het en nog steeds bedien nie. 11 Ons begeer dat elkeen van julle
enduit dieselfde ywer sal toon om tot volle sekerheid van die hoop te
kom, 12 sodat julle nie traag word nie, maar hulle navolg[a] wat deur
geloof en geduld die beloftes beërf.

**God se belofte staan vas**

13 Toe God aan Abraham 'n belofte gemaak het, het Hy, aangesien
Hy niemand belangriker gehad het om by te sweer nie, by Homself
gesweer.* 14 Hy het gesê: "Ek sal jou beslis ryklik seën en jou
veelvuldig laat vermeerder."* 15 En so, terwyl hy geduldig gewag het,
het hy die belofte verkry. 16 Mense sweer immers by iemand
belangriker as hulle, en die eed tot bevestiging beteken vir hulle die
einde van alle teenspraak.* 17 Omdat God vir die erfgename van die
belofte nog soveel sekerder wou aantoon hoe onveranderlik sy besluit
was, het Hy dit met 'n eed gewaarborg. 18 Die doel daarvan was dat
deur hierdie twee onveranderlike dinge waarvolgens dit vir God
onmoontlik sou wees om te lieg,* ons wat vrygekom het, 'n kragtige
bemoediging sou hê om stewig vas te hou aan die hoop wat voorlê. 19
Ons het hierdie hoop as 'n veilige en stewige anker van die •siel, wat
tot aan die binnekant van die tempelgordyn ingaan.* 20 Dit is waar
Jesus, ons Voorloper, ter wille van ons ingegaan het en Hoëpriester vir
ewig geword het volgens die orde van Melgisedek.[b]

### Die priesterskap van Melgisedek

**7** 1 *Hierdie Melgisedek, koning van Salem, 'n priester van die
allerhoogste God, het Abraham tegemoetgegaan toe hy op pad terug
was nadat hy die konings verslaan het, en hom geseën. 2 Aan hom het
Abraham 'n tiende deel van alles gegee. In die eerste plek was hy, as
sy naam vertaal word, "Koning van •Geregtigheid", maar
daarbenewens was hy ook "Koning van Salem," dit is "Koning van
Vrede".[c] 3 Hy was sonder vader, sonder moeder, sonder stamboom; sy
lewe was sonder begin en sonder einde, maar, soortgelyk aan die
•Seun van God, bly hy priester vir altyd.*

4 Kyk net hoe belangrik was hierdie man dat selfs Abraham, die
stamvader, 'n tiende van die beste buit aan hom gegee het! 5 Die
nakomelinge van Levi wat die priesterskap ontvang, het 'n gebod dat
hulle volgens wet tiendes moet ontvang van die volk,* naamlik hulle
broers, alhoewel dié afstammelinge van Abraham is. 6 Maar
Melgisedek, wat nie van hulle afstam nie, het tiendes van Abraham
ontvang en hierdie draer van die beloftes geseën. 7 Sonder enige
teenspraak word die mindere tog deur die meerdere geseën. 8 In die
een geval ontvang sterflike mense tiendes, maar in die ander geval hy
van wie getuig word dat hy leef. 9 Mens kan selfs sê, ook Levi, wat
tiendes ontvang, het deur Abraham tiendes gegee; 10 want Levi was
nog in die liggaam van sy voorvader toe Melgisedek Abraham
tegemoetgegaan het.

11 As daar inderdaad deur die Levitiese priesterskap — want
daaronder het die volk die wet ontvang — volmaaktheid gekom het,
waarom was dit dan nog nodig dat 'n ander priester opstaan volgens
die orde van Melgisedek, eerder as een wat beskryf word as iemand
volgens die orde van Aäron? 12 Wanneer daar 'n verandering van
priesterskap is, vind daar noodwendig ook 'n verandering van die wet
plaas. 13 Want Hy oor wie hierdie dinge gesê word, was deel van 'n
ander stam van wie niemand altaardiens gedoen het nie.

### Christus en die orde van Melgisedek

14 Dit is tog baie duidelik dat ons Here uit Juda voortgespruit het,[d]
'n stam oor wie Moses niks in verband met priesters gesê het nie. 15
Dit is nog duideliker as 'n ander priester opstaan volgens die ewebeeld
van Melgisedek 16 — een wat dit nie volgens die voorskrif van 'n
menslike gebod geword het nie, maar volgens die krag van
onvernietigbare lewe. 17 Daar word trouens getuig:

"Jy is priester vir ewig,

volgens die orde van Melgisedek."[e]

18 Aan die een kant is dit die opheffing van die voormalige gebod,
omdat dit swak en nutteloos was 19 — die wet het mos niks
vervolmaak nie[*] — maar aan die ander kant is dit die aanbreek van 'n
beter hoop, waardeur ons tot God nader.

20 Wat hierdie saak betref, dit het nie sonder eedswering
plaasgevind nie: Hulle het wel sonder eedswering priesters geword, 21
maar Hy het dit inderdaad met eedswering geword, deur God wat vir
Hom gesê het:

"Die Here het 'n eed geneem
en Hy sal nie spyt wees nie.
Jy is priester vir ewig."[f]

22 Daarvolgens het Jesus ook borg van 'n beter verbond geword.[*] 23
Boonop was daar baie ander mense wat priesters geword het, omdat
die priesters deur die dood verhinder is om aan te bly; 24 maar omdat
Hy tot in ewigheid bly, besit Hy 'n priesterskap wat nie tot 'n einde
kom nie. 25 Dit is waarom Hy ook volkome in staat is om hulle wat
deur Hom na God toe kom, te verlos — omdat Hy altyd leef om ter
wille van hulle in te tree.[*]

26 So 'n hoëpriester was ook vir ons gepas:[*] een wat heilig,
onskuldig, onbevlek, afgesonder van die sondaars en hoër as die
hemele[g] verhef is, 27 wat, anders as die hoëpriesters, nie elke dag
nodig het om eers ter wille van hulle eie sondes offers te bring en
daarna vir die volk nie.[*] Want dit het Hy eens en vir altyd gedoen toe
Hy Homself as 'n offer gebring het. 28 Die wet stel mense met
swakhede as hoëpriesters aan,[*] maar die eedswering wat ná die wet
gekom het, stel die Seun aan wat vir ewig volmaak is.

**Hoëpriester van 'n uitnemender verbond**

**8** 1 Die hoofsaak van wat gesê is, is dat ons só 'n Hoëpriester het:*
Een wat gaan sit het aan die regterkant van die troon van die
Majesteit in die hemele,[h]* 2 'n bedienaar in die heiligdom, ja, in die
ware tabernakel wat die Here, nie 'n mens nie, opgerig het.* 3 Elke
hoëpriester word tog aangestel om gawes en offers te bring. Daarom
moes ook Hy iets hê om te offer. 4 As dit dan op aarde was,[i] sou Hy
nie 'n priester gewees het nie, aangesien daar priesters is wat die
gawes volgens wet bring. 5 Hulle bediening is 'n afbeelding en 'n
skadu* van die hemelse, net soos die goddelike opdrag wat Moses
ontvang het toe hy die ware tabernakel moes oprig en God vir hom
gesê het: "Let op dat jy alles maak volgens die voorbeeld wat vir jou
op die berg gewys is."* 6 Maar nou het Jesus 'n meer verhewe
bediening verkry, in dié sin dat Hy ook Middelaar is van 'n
uitnemender verbond* wat op grond van uitnemender beloftes
regsgeldigheid verkry het.

7 Want as daardie eerste een foutloos was, sou daar nie behoefte
gewees het aan 'n tweede een nie. 8 Hy vind inderdaad fout met hulle
wanneer Hy sê:

"Kyk daar kom dae, sê die Here,
dat Ek met die huis van Israel
en met die huis van Juda
'n nuwe verbond sal sluit.
9 Dit sal nie wees soos die verbond
wat Ek met hulle voorgeslagte gesluit het
op die dag toe Ek hulle met my hand gegryp het
om hulle uit Egipte uit te lei nie;
want hulle het nie by my verbond gebly nie,
en Ek het hulle geïgnoreer, sê die Here.
10 *Dit is dan die verbond wat Ek ná daardie dae
met die huis van Israel sal sluit, sê die Here:
Ek sal my wette in hulle verstand gee,
en op hulle harte sal Ek dit graveer.
Ek sal vir hulle 'n God wees
en hulle sal vir My 'n volk wees.
11 Niemand sal meer sy medeburger of sy broer onderrig
en sê, 'Ken die Here!' nie,
omdat hulle almal My sal ken,
van die kleinste tot die grootste onder hulle.
12 Ek sal genadig wees oor hulle ongeregtighede,

en aan hulle sondes sal Ek glad nie meer dink nie.*”*

13 Deur te praat van 'n nuwe verbond, het Hy die eerste een verouderd verklaar. En wat verouderd verklaar en afgeleef is, is naby aan verdwyning.

**'n Uitnemender heiligdom en offerdiens**

**9** 1 Die eerste verbond het bepalings vir aanbidding, asook 'n
aardse heiligdom, gehad. 2 Die voorste tent[j] is toegerus met die
kandelaar* en die tafel met die vertoonbrode,[k] en is die "Heilige"
genoem. 3 *En agter die tweede gordyn was 'n tent wat "Allerheiligste"
genoem is; 4 dit het die goue reukofferaltaar bevat* en die
•verbondsark wat aan alle kante met goud oorgetrek was.* Daarbinne
was die goue kruik met manna* en die staf van Aäron wat gebot het,*
asook die tafels van die verbond;* 5 en bo-op was die gerubs van
heerlikheid[l] wat die versoendeksel oorskadu het.* Hieroor kan ons
egter nie nou in besonderhede praat nie.
6 Met hierdie dinge dan so ingerig, gaan die priesters gereeld die
voorste tent binne om hulle rituele diens te verrig.* 7 *Maar by die
tweede tent gaan net die hoëpriester in, en dit slegs een keer per jaar,
en nie sonder bloed wat hy vir homself offer en vir die sondes wat die
volk onwetend gedoen het nie. 8 Daarmee dui die Heilige Gees aan dat
die weg na die heiligdom nog nie oopgestaan het solank die voorste
tent nog bestaan het nie. 9 Dit versinnebeeld tot op hede hoe gawes en
offers gebring is wat nie in staat was om die gewete van die een wat
die offer bring, volkome te reinig nie.* 10 Dit het net gegaan oor kos*
en drank en verskillende reinigingsrites* — bepalings vir die liggaam
wat opgelê is tot op die bestemde tyd van regstelling.
11 •Christus egter het gekom as Hoëpriester* van die goeie dinge wat
nou verwesenlik is,* en Hy het deur 'n uitnemender en meer
volmaakte tabernakel beweeg wat nie deur mensehande gemaak is
nie, dit wil sê, wat nie van hierdie skepping is nie. 12 Hy het ook nie
met die bloed van bokramme en bulkalwers nie, maar eens en vir
altyd met sy eie bloed, die heiligdom binnegegaan en 'n ewige
verlossing bewerkstellig. 13 Want as die bloed van bokramme en bulle*
en die as van 'n jong vers* die verontreinigdes deur besprinkeling wy
met die oog op die reiniging van die liggaam, 14 hoeveel te meer sal
die bloed van Christus, wat Homself deur die ewige Gees as vlekkelose
offer aan God geoffer het, ons gewete reinig* van dooie werke sodat
ons die lewende God kan dien?*
15 En daarom is Hy Middelaar van 'n nuwe verbond,* sodat dié wat
geroep is, die belofte van die ewige erfenis kan ontvang, aangesien Hy
gesterf het as losprys vir die oortredinge onder die eerste verbond. 16
Waar 'n testament ter sprake is, is dit nodig om die dood van die een
wat dit gemaak het, te bevestig. 17 'n Testament tree tog deur die dood
in werking, aangesien dit nooit van krag is solank die een wat dit
gemaak het, nog leef nie. 18 Daarom is ook die eerste verbond nie

sonder bloed ingewy nie. 19 *Immers, nadat elke gebod volgens die
wet deur Moses aan die hele volk bekend gemaak is, het hy die bloed
van die bulkalwers en die bokramme saam met water geneem, en met
rooi wol en marjoleinm* het hy die •boekrol self en ook die hele volk
besprinkel, 20 terwyl hy sê: “Dit is die bloed van die verbond wat God
vir julle bepaal het.”* 21 *En op dieselfde wyse het Hy die tabernakel
en al die godsdienstige voorwerpe met die bloed besprinkel. 22 Feitlik
alles is volgens die wet met bloed gereinig; ja, sonder bloedvergieting
vind geen vergifnis plaas nie.*

#### Christus se volmaakte offer

23 Dit was dus nodig dat die afbeeldings van wat in die hemelen is
deur hierdie dinge gereinig word — maar die hemelse dinge self deur
beter offers as hierdie. 24 Want Christus het nie 'n mensgemaakte
heiligdom, 'n nabootsing van die ware een, binnegegaan nie, maar die
hemel self, om nou ter wille van ons voor God te verskyn;* 25 ook nie
sodat Hy Homself herhaaldelik sou offer nie — anders as die
hoëpriester, wat jaar ná jaar in die Heilige met 'n ander se bloed
ingaan — 26 aangesien Hy dan dikwels van die grondlegging van die
wêreld af sou moes ly. Maar nou, by die volheid van die tye, het Hy
eens en vir altyd verskyn om met sy offer die sonde ter syde te stel. 27
En net soos dit bestem is vir mense om slegs een maal te sterf,* en
daarna kom die oordeel, 28 so sal •Christus, nadat Hy eenmalig geoffer
is* om die sondes van baie te dra,* 'n tweede maal verskyn aan hulle
wat Hom verwag,* nie weens sonde nie, maar om hulle te verlos.

**10** 1 Die wet bevat immers net 'n skaduwee van die toekomstige
goeie dinge, nie 'n presiese weergawe daarvan nie. Daarom kan dit
nooit deur dieselfde offers, wat onophoudelik jaar ná jaar gebring
word, diegene wat kom aanbid, tot volmaaktheid bring nie. 2 Sou
hulle nie andersins opgehou het om offers te bring, omdat die
aanbidders, nadat hulle een maal gereinig is, nie meer enige besef van
sonde sou hê nie? 3 Maar deur dié offers word hulle nou jaarliks aan
hulle sondes herinner; 4 want die bloed van bulle en bokke* kan
onmoontlik sondes wegneem.
5 Daarom sê Hy met sy koms na die wêreld:

“Offerande en offergawe wou U nie hê nie,
maar 'n liggaam het U vir My voorberei;
6 ja, brandoffers en sondeoffers het U nie tevrede gestel nie.
7 Toe het Ek gesê, ‘Kyk, hier is Ek om u wil te doen, o God!
Dit is in die •boekrol oor My geskryf.’ ”o

8 Eers sê Hy hierbo: “Offerandes en offergawes”* en “brandoffers en
sondeoffers wou U nie hê* en het U nie tevrede gestel nie” — dit is
wat volgens die wet geoffer word. 9 Dan sê Hy: “Kyk, hier is Ek om u
wil te doen!”* Hy beëindig die eerste, sodat Hy die tweede tot stand
kan bring. 10 Volgens sy wil is ons heilig gemaak deur die offer van
die liggaam van Jesus •Christus, eens en vir altyd.*
11 Elke priester staan wel dag vir dag en diens doen, en bring oor en
oor dieselfde offers,* wat nooit in staat is om sondes weg te neem nie;
12 maar toe Christus vir altyd een offer ter wille van sondes gebring
het, het Hy aan die regterhandp van God gaan sit.q 13 Sedertdien wag
Hy totdat sy vyande 'n voetbank vir sy voeter gemaak word.s 14 Want
deur een offer het Hy hulle wat geheilig word, vir altyd vervolmaak.
15 Ook die Heilige Gees getuig teenoor ons; want Hy het gesê:

16 *“Dit is dan die verbond wat Ek ná daardie dae
met hulle sal sluit, sê die Here:
Ek sal my wette in hulle harte gee
en dit op hulle verstand neerskryf,
17 *en Ek sal glad nie meer aan hulle sondes en aan hulle wettelose dade dink nie.”

18 Waar daar vergifnis hiervoor is, word 'n offer vir sondes nie meer
gebring nie.

#### 'n Oproep en 'n waarskuwing

19 Broers,[t] ons het dus vrymoedigheid deur die bloed van Jesus om
in te gaan na die heiligdom,* 20 langs 'n nuwe en lewende weg wat Hy
vir ons geopen het deur die tempelgordyn heen, dit is deur sy liggaam,
21 en ons het 'n groot Priester oor die huis van God. 22 Laat ons
daarom ingaan met 'n opregte hart, in volle geloofsekerheid, met ons
harte besprinkel, vry van 'n slegte gewete,* en ons liggame gewas met
skoon water.* 23 Laat ons styf vashou aan die belydenis van wat ons
hoop, sonder om af te wyk,* want Hy wat die belofte gemaak het, is
getrou. 24 Laat ons ons ook daarop toelê om mekaar aan te spoor tot
liefde en goeie dade, 25 sonder om ons eie samekoms te verwaarloos,
soos sommige se gewoonte is; laat ons eerder mekaar aanmoedig,
soveel te meer nog namate julle dié dag sien nader kom!

26 *Want as ons willens en wetens sondig nadat ons kennis van die
waarheid ontvang het, bly daar nie meer 'n offer vir ons sondes oor
nie, 27 maar wel 'n verskriklike verwagting van oordeel en intense
vuur wat God se teenstanders gaan verteer.* 28 Wanneer iemand die
wet van Moses verwerp het, het hy gesterf op grond van twee of drie
se getuienis,* sonder genade. 29 Hoeveel erger straf dink julle sal
iemand verdien wat die •Seun van God vertrap het, die bloed van die
verbond* waardeur hy geheilig is, gering geag het en die Gees van
genade uitgedaag het? 30 Want ons ken Hom wat gesê het:

> “Aan My behoort die wraak; Ek sal vergeld.”*

en ook:

> “Die Here sal sy volk oordeel.”*

31 Verskriklik is dit om te val in die hande van die lewende God!

32 Maar onthou die vroeër dae toe julle, nadat julle verlig is, 'n
geweldige stryd van lyding deurstaan het. 33 Aan die een kant is julle
deur beledigings en deur verdrukking openlik bespotlik gemaak;* aan
die ander kant het julle julle vereenselwig met dié wat so behandel
word. 34 Ook het julle met die gevangenes medelye gehad, en die
beslaglegging van julle besittings met vreugde aanvaar, omdat julle
weet dat julle 'n beter en blywende besitting het. 35 Julle moet dus nie
julle vrymoedigheid prysgee nie; dit hou 'n groot beloning in. 36 *Julle
het inderdaad volharding nodig, sodat julle, wanneer julle die wil van
God gedoen het, die belofte kan verkry.

> 37 *Want nog net “'n baie kort rukkie,*
> en Hy wat kom, sal kom en nie talm nie.
> 38 Maar my regverdige een sal uit geloof leef.[u]
> As hy hom egter sou onttrek,

het Ek geen behae in hom nie."

39 Maar ons is nie deel van enige onttrekking wat tot ondergang lei nie, maar van die geloof wat lei tot behoud van die lewe.[v]

**Voorbeelde van geloofsvolharding**

**11** 1 Geloof egter is sekerheid van die dinge wat gehoop word; 'n
bewys van die dinge wat nie gesien word nie. 2 Dit is immers vanweë
hulle geloof dat daar met lof aangaande die mense van ouds getuig is.
3 Deur geloof verstaan ons dat die wêreld deur die woord van God
geskep is, met die gevolg dat dit wat gesien kan word, ontstaan het[*]
uit dit wat nie gesien kan word nie.[*]
4 Deur geloof het Abel 'n beter offer as Kain aan God gebring[*] —
waardeur getuig is dat hy regverdig was toe God oor sy gawes
getuienis gelewer het; en deur geloof praat hy nog steeds, al het hy
gesterf. 5 Deur geloof is Henog weggeneem, sodat hy nie die dood
gesien het nie, en "hy is nie gevind nie, omdat God hom weggeneem
het".[*] Want voordat hy weggeneem is, is van hom getuig "dat hy God
behaag het".[*] 6 Sonder geloof is dit onmoontlik om God te behaag:
Want wie tot God nader, moet glo dat Hy bestaan en dat Hy dié
beloon wat Hom soek. 7 Deur geloof het Noag, toe hy die goddelike
opdrag ontvang het oor dit wat nog glad nie gesien is nie, en omdat
hy gehoorsaam was, 'n ark voorberei vir die redding van sy huis.[*]
Daardeur het hy die wêreld veroordeel en 'n erfgenaam geword van
die regverdiging[w] volgens geloof.[*]
8 [*]Deur geloof was Abraham gehoorsaam toe hy geroep is om uit te
trek na 'n plek wat hy as erflating sou ontvang, en hy het weggetrek,
sonder om te weet waarheen hy gaan. 9 [*]Deur geloof het hy as
bywoner in die land van die belofte gaan bly, soos in 'n vreemde land,
en het hy in tente gewoon saam met Isak en Jakob, die mede-
erfgename van dieselfde belofte. 10 Want hy het die stad verwag wat
fondamente het, waarvan God die argitek en boumeester is. 11 Deur
geloof het ook Sara, alhoewel reeds onvrugbaar en nie meer jonk nie,[*]
krag ontvang om bevrug te word,[x] aangesien sy Hom wat dit belowe
het, getrou geag het. 12 Daarom is daar uit een man, wat so te sê dood
was,[*] 'n nageslag gebore, in getal so veel soos die sterre van die hemel
en soos die ontelbare sandkorrels op die strand by die see.[*]
13 Al hierdie mense het in geloof gesterf sonder om die beloftes te
ontvang, maar hulle het dit van ver af gesien en verwelkom, en bely
dat hulle •vreemdelinge en bywoners op die aarde is.[*] 14 Want dié wat
sodanige dinge sê, gee te kenne dat hulle op soek is na 'n vaderland. 15
En as hulle nog aanhou dink het aan daardie land waaruit hulle
weggetrek het, sou hulle geleentheid gehad het om terug te keer; 16
maar nou hunker hulle na 'n beter een, 'n hemelse een. Daarom skaam
God Hom nie vir hulle om hulle God genoem te word nie,[*] want Hy
het vir hulle 'n stad voorberei.

17 *Deur geloof het Abraham, toe hy getoets is, Isak as offer
aangebied en was hy op die punt om sy enigste te offer — hy wat die
beloftes ontvang het, 18 aan wie gesê is, “Deur Isak sal daar vir jou 'n
nageslag wees”* 19 — omdat hy gereken het dat God die mag het om
ook uit die dood op te wek; waaruit hy, figuurlik gesproke, hom ook
terugontvang het. 20 *Deur geloof het Isak vir Jakob en Esau geseën
met betrekking tot toekomstige dinge. 21 Deur geloof het Jakob,
terwyl hy sterwend was, elkeen van die seuns van Josef geseën* en
“het hy in aanbidding gebuig oor die bopunt van sy staf”.* 22 *Deur
geloof het Josef, toe hy op sy einde was, van die uittog van die
Israeliete melding gemaak en het hy opdrag gegee in verband met sy
beendere.
23 Deur geloof is Moses, toe hy gebore is, drie maande lank deur sy
ouers weggesteek* omdat hulle gesien het dat die kindjie mooi was, en
hulle nie vir die koning se bevel bang was nie.* 24 *Deur geloof het
Moses, toe hy grootgeword het, geweier om die seun van die dogter
van Farao genoem te word, 25 en het hy eerder verkies om saam met
die volk van God sleg behandel te word as om die kortstondige genot
van sonde te beleef. 26 Hy het die smaad van die •Christus groter
rykdom geag as die skatte van Egipte, want hy het uitgesien na die
beloning. 27 Deur geloof het hy Egipte verlaat* sonder om bang te
wees vir die woede van die koning, want hy het volhard soos een wat
Hom, die Onsienlike, sien. 28 *Deur geloof het hy die Pasgay ingestel
en die bloed laat aansmeer, sodat die doodsengel nie aan hulle
•eersgeborenes sou raak nie. 29 *Deur geloof het hulle deur die Rooisee
getrek soos oor droë land, terwyl die Egiptenare, toe hulle dit probeer
doen het, verdrink het. 30 *Deur geloof het die mure van Jerigo geval
nadat daar vir sewe dae rondom die stad getrek is. 31 *Deur geloof het
Ragab, die prostituut, nie saam met die ongehoorsames omgekom nie,
omdat sy die spioene in vrede ontvang het.
32 En wat moet ek nog meer sê? Want die tyd sal my ontbreek om te
vertel van Gideon, Barak, Simson, Jefta, Dawid, en ook van Samuel en
die profete — 33 hulle wat deur geloof koninkryke verower het, wat
gedoen het wat reg is, wat beloftes verkry het, wat die bekke van
leeus toegestop het,* 34 wat die geweld van vuur geblus,* die skerpte
van die swaard ontvlug het, wat krag ontvang het in hulle swakheid,
wat magtig geword het in oorlogvoering, wat slagordes van vreemdes
afgeweer het. 35 Vroue het hulle dooies deur opstanding
terugontvang;* ander weer is gemartel toe hulle nie die vrylating wou
aanvaar nie, sodat hulle 'n beter opstanding kon verkry; 36 *nog ander
het die toets van bespotting en slae verduur, en boonop van boeie en
gevangenskap. 37 Hulle is gestenig,* middeldeur gesaag;* deur
teregstelling met die swaard het hulle gesterf, in skaapvelle het hulle
geswerf, in bokvelle, behoeftig, verdruk, mishandel — 38 die wêreld

was hulle nie werd nie — terwyl hulle in verlate plekke en oor berge
rondgeswerf het, en in grotte en in gate in die grond.
**39** En hoewel daar oor al hierdie mense vanweë hulle geloof met lof
getuig is, het hulle nie die belofte ontvang nie, **40** aangesien God iets
beters vir ons voorsien het, sodat hulle nie sonder ons volmaak
gemaak sou word nie.

#### Aanmoediging om te volhard

**12** 1 Daarom, terwyl ons ook so 'n groot wolk getuies rondom ons
het, laat ons, nadat ons van elke las ontslae geraak het en van die
sonde wat ons so maklik aankleef, die wedloop wat vir ons voorlê met
volharding hardloop,[*] 2 die oog gerig op Jesus, die Leidsman en
Voleinder van die geloof, Hy wat ter wille van die vreugde wat vir
Hom in die vooruitsig gestel is, die kruis verduur het, die skande
daarvan gering geag het en sy plek aan die regterkant van die troon
van God ingeneem het.[z] 3 Dink inderdaad aan Hom wat so 'n
vyandigheid van die kant van sondaars teen Hom verduur het, sodat
julle nie geestelik moeg raak en uitsak nie.
4 Julle het nog nie ten bloede toe teenstand gebied in julle stryd
teen die sonde nie. 5 En julle het die aansporing wat julle as kinders
aanspreek, heeltemal vergeet:

> [*]“My seun, moenie die tugtiging van die Here geringskat nie
> en moenie moedeloos word wanneer jy deur Hom bestraf word nie;
> 6 want die Here tug dié wat Hy liefhet,[*]
> en Hy straf elke seun wat Hy aanneem.”

7 Verdra dit as tugtiging, want God behandel julle as sy seuns. Want
watter seun word nie deur sy vader getug nie? 8 Maar as julle sonder
tugtiging is, waaraan almal deel gehad het, dan is julle onega[a] en nie
egte seuns nie. 9 Verder, ons het tog ons aardse vaders gehad wat ons
getug het en ons het hulle gerespekteer. Sal ons ons nie baie eerder
aan ons geestelike Vader[b] onderwerp en leef nie? 10 Want hulle het
ons vir 'n kort rukkie getug volgens dit wat vir hulle reg gelyk het,
maar Hy tot ons beswil, sodat ons deel kan kry aan sy heiligheid. 11
Op die oomblik lyk elke tugtiging wel nie of dit blydskap bring nie,
maar droefheid. Later lewer dit egter 'n vredevolle vrug op vir hulle
wat daardeur ingeoefen is: 'n vrug van •geregtigheid.[*]
12 Daarom, tel op die slap hande en die lam knieë[*] 13 en maak
reguit paaie vir julle voete,[*] sodat wat lam is, nie dalk mag swik nie,
maar eerder gesond kan word.

#### Waarskuwing teen die verwerping van God se genade

14 Streef na vrede met almal[*] en na die heiligmaking, waarsonder
niemand die Here sal sien nie. 15 Sien toe dat niemand die genade van
God verspeel nie, sodat geen wortel van bitterheid opskiet en
moeilikheid veroorsaak[*] en baie daardeur besoedel word nie; 16 ook

dat niemand sedeloos of goddeloos optree soos Esau nie — hy wat vir
een maaltyd sy eersgeboortereg prysgegee het.* 17 *Julle weet immers
dat toe hy hierna die seën wou beërf, hy afgewys is, want hy kon nie
'n weg vind tot gesindheidsverandering[c] nie — alhoewel hy dit met
trane gesoek het.

18 *Julle het nie aangekom by iets tasbaars, by 'n brandende vuur en
by duisternis en donkerte en stormwind nie — 19 ook nie by die klank
van 'n basuin en 'n weerklinkende stem wat die hoorders laat pleit het
dat nie nog 'n woord vir hulle toegevoeg word nie; 20 want die opdrag,
“Selfs as 'n wilde dier die berg aanraak, moet dit gestenig word”,* kon
hulle nie hanteer nie. 21 En so angswekkend was die verskynsel dat
Moses gesê het: “Ek is beangs* en ek sidder!” 22 Nee, julle het
aangekom by die berg Sion en die stad van die lewende God, by die
hemelse Jerusalem* en tienduisende engele,* by die feestelike
byeenkoms 23 en 'n gemeente van •eersgeborenes wat opgeteken is in
die hemele,[d]* en by God, die Regter van almal,* en by die geeste van
die regverdiges wat vervolmaak is, 24 en by Jesus, die Middelaar van
'n nuwe verbond,* en by die bloed wat gesprinkel is,* en wat sterker
praat as dié van Abel.*

25 Sien toe dat julle Hom wat praat, nie verontagsaam nie; want as
hulle nie ontvlug het toe hulle Hom, wat hulle op aarde gewaarsku
het, verontagsaam het nie, soveel te meer ons as ons die rug draai op
Hom wat ons van die hemele af waarsku!* 26 Destyds het sy stem die
aarde geskud,* maar nou het Hy die volgende aangekondig: “Nog een
keer sal Ek nie net die aarde skud nie, maar ook die hemel.”* 27 En
hierdie uitdrukking “nog een keer” wys op die verandering van die
wankelbare dinge — die geskape dinge — sodat die onwankelbare
dinge sal bly. 28 Daarom, terwyl ons 'n onwankelbare koninkryk
ontvang, laat ons dankbaar wees en God daardeur op 'n welgevallige
wyse dien, met eerbied en ontsag. 29 Want ons God is inderdaad 'n
verterende vuur.*

### Laaste opdragte

**13** 1 Die broederliefde moet bly! 2 Moenie versuim om gasvry te
wees nie, want hierdeur het sommige, sonder dat hulle dit weet,
engele as gaste ontvang.* 3 Dink aan die gevangenes* asof julle
medegevangenes is, aan hulle wat mishandel word asof julle dit self
aan julle liggaam beleef. 4 Die huwelik moet in alle opsigte eerbaar
gehou word en die huweliksbed moet onbesoedeld wees, want God sal
hoereerders en egbrekers oordeel.* 5 Julle leefwyse moet vry wees van
geldgierigheid. Wees tevrede met wat julle het, want Hy het gesê, "Ek
sal jou beslis nie verlaat nie en ook nie in die steek laat nie",* 6 sodat
ons met vertroue kan sê:

"Die Here is vir my 'n helper,
ek sal nie bang wees nie.
Wat sal 'n mens aan my doen?"*

7 Hou altyd julle leiers in gedagte, dié wat die woord van God aan
julle verkondig het; gee ag op die uiteinde van hulle lewensloop, en
neem hulle geloof as voorbeeld.* 8 Jesus •Christus is gister en vandag
dieselfde en tot in ewigheid. 9 Moenie meegevoer raak deur allerhande
vreemde leringe nie,* want dit is goed dat die hart deur genade
versterk word, nie deur eetgebruike wat dié wat daarvolgens lewe,
niks baat nie. 10 Ons het 'n offeraltaar waarvan dié wat in die
tabernakel diens verrig, nie mag eet nie. 11 *Want die karkasse van die
diere waarvan die bloed ter wille van die sonde deur die hoëpriester
in die heiligdom ingedra word, word buite die laer verbrand. 12
Daarom het ook Jesus so buite die stadspoort gely, sodat Hy die volk
deur sy eie bloed kon heilig. 13 *Laat ons dus uitgaan na Hom buite die
laer en sy smaad verduur. 14 *Want ons het hier geen blywende stad
nie, maar ons is op soek na die toekomstige stad. 15 Laat ons dan deur
Hom voortdurend 'n lofoffer aan God bring — dit is die vrug van
lippe* wat sy Naam saam bely.* 16 En moenie versuim om goed te
doen en mededeelsaam te wees nie, want God het behae in sodanige
offers.*

17 Wees gehoorsaam en onderdanig aan julle leiers, want hulle
waak oor julle •siele* as diegene wat rekenskap sal moet gee — sodat
hulle dit met vreugde kan doen, en nie al sugtend nie, want dit sal vir
julle nie goed wees nie.

18 Bid vir ons, want ons is oortuig dat ons 'n goeie gewete het,
omdat ons in alles daarna streef om eerbaar te leef.* 19 Veral pleit ek
dat julle dit sal doen sodat ek binnekort na julle teruggebring sal

word.
20 En mag die God van vrede, wat die groot Herder van die skape,[*]
ons Here Jesus, uit die dood uitgelei het[*] deur die bloed van die ewige
verbond,[*] 21 julle toerus met alles wat goed is, sodat julle sy wil kan
doen, terwyl Hy in ons dit doen wat voor Hom welbehaaglik is deur
Jesus •Christus, aan wie die heerlikheid behoort vir ewig en ewig!
•*Amen!*

**Laaste opmerkings en seëngroet**

22 Ek pleit by julle, broers,[e] aanvaar hierdie boodskap van
aansporing, want ek het maar kortliks vir julle geskryf. 23 Julle moet
weet dat ons broer Timotheus vrygelaat is. As hy binnekort kom, sal
ek julle saam met hom sien.
24 Groet al julle leiers en al die •heiliges. Dié wat van Italië is, groet
julle.
25 Die genade bly met julle almal!

* **1:2 Hom het Hy aangestel … alle dinge:** Ps 2:8; Matt 21:38

* **1:2 deur Hom … geskep:** Joh 1:3; Kol 1:16

* **1:3 ewebeeld … wese:** 2 Kor 4:4; Kol 1:15

**a 1:3 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**b 1:3 die Majesteit:** 'n Eretitel wat na God verwys.

**c 1:3 het Hy gaan … hoogtes:** Toespeling op Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 22:44; Mark 16:19; Hand 2:34; Ef 1:20; Heb 8:1; 10:12; 12:2.

* **1:4 'n Naam … s'n is:** Ef 1:21; Fil 2:9

**d 1:5 vandag … verwek:** Aanhaling uit Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 13:33; Heb 5:5.

**e 1:5 Ek sal … wees:** Aanhaling uit 2 Sam 7:14 as heenwysing na Jesus Christus; vgl 1 Kron 17:13.

**f 1:6 En al … aanbid:** Aanhaling uit Deut 32:43 LXX as heenwysing na Jesus Christus; vgl Ps 97:7. Hierdie reël kom nie in die Hebreeuse teks voor nie.

* **1:7** Ps 104:4 (Ps 103:4 LXX)

**g 1:8-9 U troon … vriende:** Aanhaling uit Ps 45:7-8 as heenwysing na Jesus Christus.

**h 1:10 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

**i 1:10-12 U het … kom nie:** Aanhaling uit Ps 102:26-28 as heenwysing na Jesus Christus.

**j 1:13 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**k 1:13 voetbank … voete:** Dit dui op die onderwerping van die vyand.

**l 1:13 Sit … gemaak het:** Aanhaling uit Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **1:14 wat uitgestuur … staan nie:** Ps 34:8; 91:11

* **2:2 as die … verkondig is:** Hand 7:38,53; Gal 3:19

* **2:3 hoe sal … verontagsaam:** Heb 10:29; 12:25

* **2:4 gawes van … goedgevind het:** 1 Kor 12:4,11

**m** **2:7** **kort rukkie:** Kan ook vertaal word "'n bietjie".

* **2:6-8** **Wat ... gestel:** Ps 8:5-7 LXX

* **2:8** **Deur ... is nie:** 1 Kor 15:27

**n** **2:9** **kort rukkie:** Kan ook vertaal word "'n bietjie".

* **2:9** **Maar ... gemaak is:** Fil 2:8-9

**o** **2:11** **broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **2:11** **is Jesus ... noem nie:** Matt 25:40; Mark 3:35; Joh 20:17

* **2:12** **Ek sal ... besing:** Ps 22:23

* **2:13** **Ek ... stel:** Jes 8:17 LXX; 2 Sam 22:3 LXX; Jes 12:2

* **2:13** **Kyk ... gegee het:** Jes 8:18

* **2:14** **sodat ... duiwel:** Joh 12:31; 1 Joh 3:8; Op 12:10

* **2:16** **oor Abraham ... besorg:** Jes 41:8-9

* **2:17** **in elke ... broers:** Fil 2:7; Heb 2:14

**p** **2:17** **om as ... dien:** Letterlik 'die dinge wat op God betrekking het'.

* **2:17** **om as ... sondes:** 1 Joh 2:2; 4:10

* **2:18** Heb 4:15

**q** **3:1** **broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:1** **Hoëpriester ... belydenis:** Heb 4:14; 6:20; 7:26; 8:1; 9:11

* **3:2** **Moses ... God:** Num 12:7

**r** **3:5** **tempeldienaar:** Tegniese term vir 'n persoon wat diens doen in 'n heiligdom, soos 'n priester.

* **3:5** **Moses ... huis:** Num 12:7

* **3:6** **as ons ... roem:** Kol 1:23; Heb 3:14

* **3:8** Eks 17:7; Num 20:2-5

**s** **3:8** **woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **3:11** Num 14:21-23

* **3:7-11 Vandag … ingaan nie:** Ps 95:7-11

**t 3:12 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:14 mits ons … geloofsvertroue:** Heb 3:6

* **3:15 Vandag … opstand nie:** Ps 95:7-8; Heb 3:7-8

* **3:16-18** Num 14:1-35

* **3:17 hulle wat … gelê het nie:** Num 14:29; 1 Kor 10:10

* **3:18 het Hy … ingaan nie:** Num 14:22-23; Ps 95:11; Heb 3:11

* **4:3 So het … ingaan nie:** Ps 95:11; Heb 3:11; 4:5

* **4:4 God … gerus:** Gen 2:2

* **4:5 Hulle … ingaan nie:** Ps 95:11; Heb 3:11; 4:1

* **4:7 Vandag … verhard nie:** Ps 95:7-8; Heb 3:7-8

* **4:8 As Josua … gebring het:** Deut 31:7; Jos 22:4

* **4:10 soos … syne:** Gen 2:2; Heb 4:4

* **4:12 woord … God:** Joh 12:48

* **4:12 Want … lewend:** 1 Pet 1:23

* **4:12 die woord … swaard:** Jes 49:2; Ef 6:17; Op 19:15

* **4:12 beoordeel:** Joh 12:48

**u 4:14 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **4:14 groot Hoëpriester … Jesus:** Heb 3:1; 6:20; 7:26; 8:1; 9:11

* **4:14 laat … belydenis:** Heb 10:23

* **4:15** Heb 2:17

* **4:16 Laat … nader:** Heb 10:19

**v 5:1 offerdiens … God:** Letterlik ‘dinge wat betrekking het op God’.

* **5:2** Heb 2:17; 4:15

* **5:3** Lev 9:7; 16:6

* **5:4 hy word … geroep:** Eks 28:1

w **5:5 Jy is … verwek:** Aanhaling uit Ps 2:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Hand 13:33; Heb 1:5.

x **5:6 Jy is … Melgisedek:** Aanhaling uit Ps 110:4 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 6:20; 7:17.

* **5:7** Matt 26:36-46; Mark 14:32-42; Luk 22:39-46

* **5:9 bron … geword:** Jes 45:17

y **5:10 volgens … Melgisedek:** Toespeling op Ps 110:4; vgl Heb 5:6.

z **5:13 regverdiging:** Kan ook vertaal word "vryspraak".

* **5:12-13 het julle weer … suigeling:** 1 Kor 3:1-3; 1 Pet 2:2

* **5:14 onderskei … kwaad:** Rom 16:19

* **6:1 bekering … God:** Heb 9:14

* **6:4-6** Matt 12:31; Heb 10:26-27; 1 Joh 5:16

* **6:8 Maar … vervloeking:** Gen 3:17-18

* **6:10** Heb 10:32-34

a **6:12 hulle navolg:** Letterlik 'naboots'.

* **6:13 by Homself gesweer:** Gen 22:16

* **6:14 Ek … vermeerder:** Gen 22:17

* **6:16 die eed … teenspraak:** Eks 22:11

* **6:18 vir God … lieg:** Num 23:19; 1 Sam 15:29

* **6:19 tot … ingaan:** Lev 16:2-3,12,15

b **6:20 Hoëpriester … Melgisedek:** Toespeling op Ps 110:4 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 5:6; 7:17.

* **7:1-2** Gen 14:17-20

c **7:2 Koning van Geregtigheid:** Hierdie beskrywing is 'n direkte vertaling van die Hebreeuse naam "Melgisedek", saamgestel uit *meleg* ('koning') en *tsedek* ('geregtigheid').

* **7:3 maar … altyd:** Ps 110:4

* **7:5 Die nakomelinge … volk:** Num 18:21

**d 7:14 ons Here ... voortgespruit het:** Toespeling op Gen 49:10; Jes 11:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 2:6; Op 5:5.

**e 7:17 Jy is ... Melgisedek:** Aanhaling uit Ps 110:4 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 5:6; 6:20.

* **7:19 die wet ... vervolmaak nie:** Heb 9:9

**f 7:21 Die Here ... ewig:** Aanhaling uit Ps 110:4 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 5:6; 6:20; 7:17.

* **7:22 het Jesus ... geword:** Heb 8:6; 12:24

* **7:25 omdat ... tree:** Rom 8:34; 1 Joh 2:1

* **7:26 hoëpriester ... gepas:** Heb 3:1; 4:14; 6:20; 8:1; 9:11

**g 7:26 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **7:27 die hoëpriesters ... volk nie:** Lev 9:7; 16:6,15

* **7:28 Die wet ... hoëpriesters aan:** Heb 5:1-2

* **8:1 dat ... Hoëpriester het:** Heb 3:1; 4:14; 6:20; 7:26; 9:11

**h 8:1 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **8:1 wat gaan ... hemele:** Ps 110:1; Matt 22:44; Mark 16:19; Hand 2:34; Ef 1:20; Heb 1:3; 10:12; 12:2

* **8:2 die ware ... opgerig het:** Num 24:6 LXX

**i 8:4 As ... was:** Ander vertalings lui "As Hy dan op aarde was ..."

* **8:5 Hulle bediening ... skadu:** Kol 2:17

* **8:5 Let ... gewys is:** Eks 25:40

* **8:6 Hy ook ... verbond:** Heb 7:22; 9:15; 12:24

* **8:10** Heb 10:16

* **8:12 aan hulle ... dink nie:** Heb 10:17

* **8:8-12 Kyk ... dink nie:** Jer 31:31-34

**j 9:2 voorste tent:** Omdat dit die eerste ruimte van die heiligdom was wat 'n priester van buite af betree het. Daarom word daar ook van die "buitenste tent" gepraat; vgl Eks 26:1-30.

* **9:2 die kandelaar:** Eks 25:31-40

**k 9:2 vertoonbrode:** Brode wat op 'n tafel in die heilige deel van die tempel uitgestal is. Slegs ritueel gereinigde priesters is toegelaat om daarvan te eet; vgl Eks 25:23-30; Lev 24:5-8.

* **9:3** Eks 26:31-33

* **9:4 dit het … bevat:** Eks 30:1-6

* **9:4 die verbondsark … oorgetrek was:** Eks 25:10-16

* **9:4 die goue … manna:** Eks 16:33

* **9:4 die staf … gebot het:** Num 17:8-10

* **9:4 die tafels … verbond:** Eks 25:16; Deut 10:3-5

**l 9:5 gerubs van heerlikheid:** Die •gerubs was 'n spesiale groep engele wat geassosieer was met God se heerlikheid. Twee van hulle het volgens Eks 25:18-20 met oopgespreide vlerke bo-op die deksel van die •verbondsark gestaan.

* **9:5 bo-op … oorskadu het:** Eks 25:18-22

* **9:6 gaan … verrig:** Num 18:2-6

* **9:7** Eks 30:10; Lev 16:2,14-15

* **9:9 gawes … reinig nie:** Heb 10:1-2

* **9:10 net … kos:** Lev 11:2

* **9:10 verskillende reinigingsrites:** Lev 11:25; 15:18; Num 19:13

* **9:11 Christus … Hoëpriester:** Heb 3:1; 4:14; 6:20; 7:26; 8:1

* **9:11 van die … verwesenlik is:** Heb 10:1

* **9:13 as die bloed … bulle:** Lev 16:3,14-15; Heb 10:4

* **9:13 die as … vers:** Num 19:9,17-19

* **9:14 sal die … reinig:** 1 Pet 1:18-19; 1 Joh 1:7

* **9:14 van dooie … dien:** Heb 6:1

* **9:15 is Hy … verbond:** Heb 7:22; 8:6; 12:24

* **9:19** Eks 24:3,6-8

**m 9:19 marjolein:** 'n Bossie wat teen mure groei en waarmee reinigingswater gesprinkel is. Die volksnaam *hisop* is 'n transliterasie van die Hebreeuse woord.

* **9:19 rooi … marjolein:** Lev 14:4; Num 19:6

* **9:20 Dit … bepaal het:** Eks 24:8

* **9:21** Lev 8:15,19

* **9:22 sonder … plaas nie:** Lev 17:11

**n 9:23 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **9:24 om nou … verskyn:** 1 Joh 2:1

* **9:27 dit bestem … sterf:** Gen 3:19

* **9:28 Christus … geoffer is:** Heb 10:10

* **9:28 om die … dra:** Jes 53:12; 1 Pet 2:24

* **9:28 'n tweede maal … verwag:** Fil 3:20; 2 Tim 4:8

* **10:4 die bloed … bokke:** Lev 16:15,21; Heb 9:13

**o 10:5-7 Offerande … geskryf:** Aanhaling uit Ps 40:7-9 as heenwysing na Jesus Christus.

* **10:8 Offerandes en offergawes:** Ps 40:7

* **10:8 brandoffers … nie hê:** Ps 40:7

* **10:9 Kyk … doen:** Ps 40:8-9

* **10:10 is ons … altyd:** Heb 9:12,28

* **10:11 Elke … offers:** Eks 29:38

**p 10:12 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van voorrang.

**q 10:12 het Hy … sit:** Toespeling op Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 22:44; Mark 16:19; Hand 2:34; Ef 1:20; Heb 1:3; 8:1; 12:2.

**r 10:13 voetbank … voete:** Dit dui op die onderwerping van die vyand.

**s 10:13 totdat … gemaak word:** Toespeling op Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus.

* **10:16** Jer 31:33; Heb 8:10

* **10:17** Jer 31:34; Heb 8:12

**t 10:19 Broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **10:19 ons het … heiligdom:** Heb 4:16

* **10:22 met ons … gewete:** Eseg 36:25

* **10:22 ons liggame … water:** Ef 5:26

* **10:23 Laat … te wyk:** Heb 4:14

* **10:26** Heb 6:4-8

* **10:27 intense … verteer:** Jes 26:11

* **10:28 het hy … getuienis:** Deut 17:6; 19:15

* **10:29 die bloed … verbond:** Eks 24:8; Heb 13:20

* **10:30 Aan … vergeld:** Deut 32:35; Rom 12:19

* **10:30 Die Here … oordeel:** Deut 32:36; Ps 135:14

* **10:33 is … gemaak:** 1 Kor 4:9

* **10:36** Luk 21:19; Heb 6:12

* **10:37-38** Hab 2:3-4 LXX

* **10:37 Want … rukkie:** Jes 26:20 LXX

**u 10:38 Maar … leef:** Hierdie aanhaling uit Hab 2:4 LXX word hier deur die skrywer op 'n eie besondere manier weergegee; vgl Rom 1:17; Gal 3:11.

**v 10:39 lewe:** Ander vertalings lui "siel".

* **11:3 die wêreld … ontstaan het:** Gen 1:1; Ps 33:6,9; 2 Pet 3:5

* **11:3 met die gevolg dat … ontstaan het:** Rom 4:17

* **11:4 het Abel … gebring:** Gen 4:3-10

* **11:5 Henog … weggeneem het:** Gen 5:24 LXX; *Henog* 70:1-4 •**Pseudepigrawe**

* **11:5 dat … het:** Gen 5:24

* **11:7 toe hy … sy huis:** Gen 6:13-22; 7:1; 1 Pet 3:20

**w 11:7 regverdiging:** Kan ook vertaal word "vryspraak".

* **11:7 van die regverdiging … geloof:** Rom 3:22; 4:13; 9:30

* **11:8** Gen 12:1-5; Hand 7:2-4

* **11:9** Gen 23:4; 26:3; 35:12,27

* **11:11** **Sara ... jonk nie:** Gen 17:19; 18:11-14; 21:2

**x** **11:11** **ook Sara ... word:** Hierdie vertaling volg die bronteks. Verskeie ander vertalings lui “ook Abraham, alhoewel hy nie meer jonk was nie en Sara onvrugbaar was, krag ontvang vir die verwekking van 'n nageslag”.

* **11:12** **uit een ... dood was:** Rom 4:19

* **11:12** **soos die sterre ... see:** Gen 15:5-6; 22:17; 32:12; Eks 32:13; Deut 1:10; 10:22; Dan 3:36 LXX

* **11:13** **vreemdelinge ... aarde is:** Gen 23:4; 47:9; 1 Kron 29:15; Ps 39:12; 1 Pet 2:11

* **11:16** **skaam ... word nie:** Eks 3:6,15; 4:5; Mark 12:26

* **11:17** Gen 22:1-10; Jak 2:21

* **11:18** **Deur ... wees:** Gen 21:12; Rom 9:7

* **11:20** Gen 27:27-29,39-40

* **11:21** **Jakob ... geseën:** Gen 48:15-16

* **11:21** **het hy ... staf:** Gen 47:31 LXX

* **11:22** Gen 50:24-25; Eks 13:19

* **11:23** **is Moses ... weggesteek:** Eks 2:2

* **11:23** **hulle nie ... was nie:** Eks 1:22

* **11:24** Eks 2:10-12

* **11:27** **het hy Egipte verlaat:** Eks 2:15; 12:51

* **11:28** Eks 12:21-30

**y** **11:28** **Pasga:** Die fees wanneer elke gesin in Israel 'n lam moes slag en dit moes eet saam met bitter kruie en ongesuurde brood. Hulle moes die fees vier op 14 •*Nisan;* •Feeste.

* **11:29** Eks 14:21-31

* **11:30** Jos 6:12-21

* **11:31** Jos 2:11-12; 6:21-25; Jak 2:25

* **11:33** **bekke ... toegestop het:** Rig 14:6-7; 1 Sam 17:34-36; Dan 6:1-27

* **11:34** **wat die ... geblus:** Dan 3:23-25

* **11:35 Vroue het … ontvang:** 1 Kon 17:17-24; 2 Kon 4:25-37

* **11:36** 1 Kon 22:26-27; 2 Kron 18:25-26; Jer 20:2; 37:15; 38:6

* **11:37 Hulle … gestenig:** 2 Kron 24:21

* **11:37 middeldeur gesaag:** *Hemelvaart van Jes* 5:11-14 •**Pseudepigrawe**

* **12:1 die wedloop … hardloop:** 1 Kor 9:24

**z 12:2 sy plek … ingeneem het:** Toespeling op Ps 110:1 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 22:44; Mark 16:19; Hand 2:34; Ef 1:20; Heb 1:3; 8:1; 10:12.

* **12:5-6 My seun … aanneem:** Spr 3:11-12

* **12:6 want … liefhet:** Op 3:19

**a 12:8 oneg:** In die antieke tyd verwys dit na kinders wat nie uit 'n wettige huwelik gebore is nie en daarom nie die regte van wettige kinders gehad het nie.

**b 12:9 geestelike Vader:** Letterlik 'Vader van die geeste'; Num 16:22; 27:16.

* **12:11 lewer … geregtigheid:** Jak 3:17-18

* **12:12 tel op … knieë:** Jes 35:3

* **12:13 maak … voete:** Spr 4:26 LXX

* **12:14 Streef … almal:** Ps 34:14; Rom 12:18

* **12:15 sodat … veroorsaak:** Deut 29:17 LXX

* **12:16 Esau … prysgegee het:** Gen 25:33-34

* **12:17** Gen 27:30-40

**c 12:17 gesindheidsverandering:** Dws by Isak; vgl Gen 27:34-40.

* **12:18-19** Eks 19:16-22; 20:18-21; Deut 4:11-12; 5:22-27

* **12:20 Selfs … gestenig word:** Eks 19:12-13

* **12:21 Ek is beangs:** Deut 9:19

* **12:22 hemelse Jerusalem:** Gal 4:26; Op 21:2

* **12:22 tienduisende engele:** Op 5:11

**d 12:23 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **12:23 wat opgeteken is … hemele:** Luk 10:20

* **12:23 God … almal:** Gen 18:25; Ps 50:6

* **12:24 Jesus … verbond:** Heb 7:22; 8:6; 9:15

* **12:24 bloed … gesprinkel is:** 1 Pet 1:2

* **12:24 as dié … Abel:** Gen 4:10

* **12:25 want as … af waarsku:** Heb 2:1-3; 10:28-29

* **12:26 Destyds … geskud:** Eks 19:18; Rig 5:4; Ps 68:8

* **12:26 Nog … hemel:** Hag 2:6

* **12:29 ons God … vuur:** Deut 4:24; 9:3; Jes 33:14

* **13:2 sonder … ontvang:** Gen 18:1-8; 19:1-3

* **13:3 Dink … gevangenes:** Matt 25:36; Heb 10:34

* **13:4 want … oordeel:** Gal 5:19,21; Ef 5:5

* **13:5 Ek … laat nie:** Deut 31:6,8; Gen 28:15; Jos 1:5

* **13:6 Die Here … doen:** Ps 118:6 (117:6 LXX)

* **13:7 neem … voorbeeld:** 1 Kor 4:16; Heb 6:12

* **13:9 Moenie … leringe nie:** Ef 4:14

* **13:11** Lev 16:27

* **13:13** Heb 11:26

* **13:14** Heb 11:10,16; 12:22

* **13:15 vrug van lippe:** Hos 14:2

* **13:15 lofoffer … bely:** 2 Kron 29:31; Ps 50:14,23

* **13:16 want … offers:** Fil 4:18

* **13:17 want … siele:** Jes 62:6; Eseg 3:17

* **13:18 'n goeie … leef:** Hand 24:16; 2 Kor 1:12

* **13:20 die groot … skape:** 1 Pet 2:25

* **13:20** **wat ... uitgelei het:** Jes 63:11

* **13:20** **die bloed ... verbond:** Sag 9:11; **ewige verbond:** Jes 55:3; Jer 32:40; Eseg 37:26

**e** **13:22** **broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

# DIE BRIEF VAN
# JAKOBUS

1 2 3 4 5

**Inleiding**

Oor die ontstaanstyd van *Die Brief van Jakobus* is daar baie onsekerheid. Indien dit deur Jakobus, die broer van Jesus, geskryf is, moes dit voor 62 nC ontstaan het. Sommige beskou *Jakobus* selfs as die oudste geskrif in die Nuwe Testament en dateer dit voor 50 nC. Ander geleerdes plaas hierdie brief heelwat later, te wete rondom die einde van die eerste eeu. Ook oor die ontstaansplek is daar onsekerheid. Dit kon Sirië gewees het.

Die skrywer identifiseer homself as Jakobus, 'n dienskneg van die Here Jesus Christus (1:1). Volgens oorlewering was hierdie Jakobus die broer van Jesus. Jakobus het as een van die "pilare" van die gemeente in Jerusalem bekend gestaan (Gal 2:9), en het later die leier van hierdie gemeente geword. Hy sterf die marteldood in 62 nC. Op grond van die brief se besondere woordeskat en styl meen baie geleerdes egter dat die outeur nie Jesus se broer was nie, maar eerder 'n Joodse Christen wat dit op 'n later stadium geskryf het. Hy was egter goed bekend met die onderrig van Jesus.

*Die Brief van Jakobus* word gerig aan die "twaalf stamme in verstrooiing" (1:1). Daarmee word die Jode aangedui wat om ekonomiese en politieke redes oor die destydse wêreld versprei was. Uit die brief word dit duidelik dat die meerderheid ontvangers minder gegoede Joodse Christene was wat allerlei beproewings moes verduur en aan uitbuiting blootgestel was (1:2-4,12; 2:6; vgl 5:4). Daar was egter ook enkele rykes by hulle betrokke (2:2; 5:1-6). Die geadresseerdes openbaar geestelike onvolwassenheid deurdat hulle hulle deur die teenwoordigheid van die rykes laat beïndruk (2:1-7) en sterk aanmoediging nodig het om hulle geloof in dade sigbaar te maak (2:14-26).

*Jakobus* is waarskynlik bedoel as 'n algemene omsendskrywe. Dit het die eienskappe van 'n didaktiese diskoers wat die lesers of hoorders aan die hand van verskeie sake uit die gewone lewe wil help om hulle Christenskap prakties uit te leef. Hiervoor sluit die skrywer onder meer aan by Jesus se onderrig in die bergrede (Matt 5 — 7). Wat styl en inhoud betref, kom *Jakobus* sterk ooreen met die Joodse wysheidsliteratuur. Die skrywer se sterk beklemtoning van dade is bedoel as regstelling van 'n lewenshouding wat nalaat om Christenskap in ons daaglikse optrede konkreet te maak.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

5:1-6 Waarskuwing aan rykes
5:7-11 Die waarde van geduld
5:12-14 Aflê van 'n eed
5:15-20 Gelowige gebed

**1** 1 Jakobus, 'n dienskneg van God en die Here Jesus •Christus,
aan die twaalf stamme in die *Diaspora:*[a]*
Groete.

### Geloof en wysheid

2 *Beskou dit as 'n groot vreugde, my broers,[b] wanneer allerhande
beproewings julle oorval, 3 omdat julle weet dat as julle geloof getoets
word,* dit volharding bewerkstellig. 4 Maar julle volharding moet tot
volledige ontwikkeling kom, sodat julle volmaak en sonder gebrek kan
wees en in niks tekort skiet nie.
5 *As enigiemand van julle wysheid kortkom, laat hom dit vra van
God, wat aan almal gee sonder voorbehoud en sonder verwyt, en dit
sal aan hom gegee word. 6 Maar hy moet in die geloof vra, sonder om
enigsins te twyfel,* want wie twyfel, is soos 'n golf van die see wat
deur die wind rondgeruk en voortgesleep word. 7 Want so 'n mens
moenie dink dat hy enigiets van die Here sal ontvang nie. 8 Hy is 'n
weifelende mens, onbestendig in alles wat hy doen.

### Ryk en arm

9 Laat die onbeduidende broer in sy hoë aansien roem 10 en die ryke
in sy onbeduidendheid, want soos 'n blom van die veld sal hy vergaan.
11 Want die son met sy hitte kom op en verdor die veld en die blom
val af en sy skoonheid gaan tot niet.* Net so sal die ryke verwelk in
alles wat hy doen.

### Beproewing en versoeking

12 Geseënd is die man wat beproewing deurstaan, want as hy die
toets deurstaan, sal hy die kroon van die lewe ontvang* wat God
beloof het aan hulle wat Hom liefhet. 13 Laat niemand wat versoek
word, sê: "Ek word deur God versoek," nie, want God kan nie deur
kwaad versoek word nie, en self versoek Hy niemand nie. 14 Elkeen
word versoek wanneer hy deur sy eie begeerte meegevoer en verlei
word. 15 Dan, wanneer die begeerte bevrug is, gee dit geboorte aan die
sonde en wanneer die sonde volgroei is, gee dit geboorte aan die
dood.

### God gee goeie gawes

16 Moenie mislei word nie, my geliefde broers.[c] 17 Elke goeie
geskenk en elke volmaakte gawe kom van bo af, van die Vader* van
die hemelligte by wie daar geen afwyking of skadu van verandering is
nie. 18 Volgens sy wil het Hy ons verwek* deur die woord van die
waarheid* om eerstelinge[d] van sy skepsels te wees.

19 Let op, my geliefde broers,[e] elke mens moet flink wees om te
luister, stadig om te praat, stadig om kwaad te word.* 20 Want die
woede van 'n mens bewerkstellig nie •geregtigheid voor God nie. 21
Daarom moet julle in sagmoedigheid afstand doen van alle morele
besoedeling en die ongebreidelde kwaad.* Dan sal julle die woord wat
in julle geplant is en daartoe in staat is om julle lewens te red,
ontvang. 22 Wees doeners van die woord en nie slegs hoorders* wat
julleself mislei nie. 23 Want wie 'n hoorder van die woord is en nie 'n
doener nie, is soos iemand wat sy eie gesig in 'n spieël sien.* 24 Hy sien
homself, gaan weg en vergeet onmiddellik hoe hy gelyk het. 25 Maar
wie diep in die volmaakte wet van vryheid* inkyk en daarby bly, sal
geseënd wees in wat hy doen,* omdat hy nie 'n vergeetagtige hoorder
is nie, maar 'n doener wat sy werk doen. 26 As iemand dink dat hy
godsdienstig is en nie sy tong kan beheer nie,* mislei hy homself, en
so 'n mens se godsdiens is vergeefs. 27 Dít is suiwer en onbesmette
godsdiens voor ons God en Vader: om na weeskinders en weduwees
om te sien in hulle ellende en jouself onbesmet van die wêreld te hou.

**Moenie volgens die uiterlike oordeel nie**

**2** 1 My broers,f beoefen julle geloof in ons Jesus •Christus, die Here
van die heerlikheid, sonder om die uiterlike te beoordeel.* 2 As daar 'n
man met goue ringe en pragtige klere by julle samekoms aankom en
daar kom ook 'n arm man met vuil klere aan, 3 en julle kyk vol
bewondering na die een met die pragtige klere en sê: "Sit jy hier op 'n
goeie plek," en vir die arm man sê julle: "Staan jy daar!" of: "Sit hier
onder by my voetbank!" 4 het julle dan nie self 'n onderskeid getref en
regters met slegte oorwegings geword nie?
5 Luister, my geliefde broers, het God nie die armes in die wêreld
gekies* om ryk in die geloof te wees nie? En om erfgename te wees
van die koninkryk wat Hy beloof het aan hulle wat Hom liefhet nie? 6
Maar julle het die arme oneer aangedoen. Is dit dan nie die rykes wat
julle uitbuit, en is dit nie hulle wat julle voor die gereg sleep nie? 7 Is
dit nie hulle wat die goeie Naam belaster wat oor julle uitgeroep is
nie? 8 As julle wel die koninklike wet vervul volgens die Skrif: "Jy
moet jou naaste liefhê soos jouself,"* doen julle goed. 9 *As julle egter
mense volgens hulle uiterlike beoordeel, doen julle sonde en word
julle deur die wet as oortreders aan die kaak gestel. 10 Want wie die
hele wet onderhou, maar in een opsig struikel,* is aan al die wette
skuldig. 11 Want Hy wat gesê het: "Jy mag nie egbreuk pleeg nie,"* het
ook gesê: "Jy mag nie moord pleeg nie."* As jy dus nie egbreuk pleeg
nie, maar wel moord pleeg, is jy 'n oortreder van die wet. 12 Praat só
en tree só op asof julle deur die wet van vryheid* geoordeel gaan
word. 13 Want die oordeel is genadeloos oor wie nie deernis betoon
nie.* Deernis triomfeer oor die oordeel.

**Glo en doen**

14 Wat baat dit, my broers,g as iemand sê dat hy geloof het, maar hy
bevestig dit nie met dade nie?* So 'n geloof kan hom tog nie verlos
nie? 15 As 'n broer of 'n suster sonder klere en daaglikse kos is, 16 en
een van julle sê vir hulle: "Gaan in vrede, word warm en word
versadig," maar julle gee nie vir hulle wat die liggaam nodig het nie,
wat help dit? 17 *So is geloof alleen, as dit nie op dade uitloop nie,
dood.
18 Maar as iemand sê: "Jy het geloof en ek het dade," wys dan vir
my jou geloof sonder dade en ek sal jou uit my dade my geloof wys. 19
Glo jy dat God Een is? Goed so. Ook die demone glo* dit en hulle
bewe. 20 Wil jy weet, o nietige mens, dat geloof sonder dade nutteloos
is? 21 Is Abraham, ons vader, nie op grond van sy dade regverdig
verklaar omdat hy sy seun Isak op die altaar geplaas het nie?* 22 Kan

jy sien dat die geloof meegewerk het met sy dade* en dat vanuit die
dade die geloof volkome geword het? 23 En die Skrif is vervul wat sê:
“Abraham het God geglo en God het sy geloof vir hom as
regverdiging[h] gereken* en is hy vriend van God genoem.*” 24 Julle
sien dus dat 'n mens op grond van dade regverdig verklaar word en
nie deur geloof alleen nie. 25 *Is Ragab, die prostituut, nie ook net so
op grond van dade regverdig verklaar toe sy die boodskappers gasvry
ontvang en met 'n ander pad weggestuur het nie? 26 *Want net soos die
liggaam sonder asem dood is, só is die geloof sonder dade dood.

**Beheersing van die tong**

**3** 1 Moenie almal leermeesters wil wees nie, my broers,[i] omdat
julle weet dat ons strenger geoordeel sal word. 2 Almal van ons
struikel tog dikwels. As iemand nie met woorde struikel nie, is hy 'n
volmaakte man en ook daartoe in staat om sy hele liggaam in toom te
hou. 3 Ons sit stange in perde se bekke sodat hulle ons gehoorsaam en
daarmee stuur ons hulle hele liggaam. 4 Kyk, selfs skepe word, hoewel
hulle so groot is en deur hewige winde aangedryf word, met 'n baie
klein roer gestuur na waar die stuurman wil. 5 So is die tong ook 'n
klein ledemaat wat op groot dinge roem. Kyk watter klein vuurtjie
steek 'n groot hoop hout aan die brand. 6 Die tong is ook 'n vuur, 'n
wêreld van ongeregtigheid. Die tong is deel van ons ledemate, maar
besoedel die hele liggaam.[*] Dit steek die hele lewensloop aan die
brand en word uit die Gehenna[j] aangesteek. 7 Want elke soort wilde
dier en voël en kruipende dier en seedier word en is getem deur die
menslike natuur. 8 Maar geen mens kan die tong tem nie; dit is 'n
onbestendige kwaad, vol dodelike gif.[*] 9 Daarmee loof ons die Here en
Vader, en daarmee vervloek ons mense wat na die beeld van God
geskep is.[*] 10 Uit dieselfde mond kom seën en vervloeking. Dit, my
broers, behoort nie so te wees nie. 11 'n Fontein laat tog nie uit
dieselfde oog vars én bitter water uitborrel nie? 12 'n Vyeboom, my
broers, kan tog nie olywe dra of 'n druiwestok vye nie? 'n Brak fontein
gee ook nie soet water nie.

**Hemelse wysheid teenoor aardse wysheid**

13 Wie onder julle is wys en verstandig? Laat hy deur goeie gedrag
sy dade met sagmoedige wysheid toon. 14 Maar as daar bittere afguns
en selfsug in julle harte is, moet julle dan nie op wysheid beroem en
teen die waarheid lieg nie. 15 Dít is nie die wysheid wat van bó kom
nie,[*] maar aards, niegeestelik en demonies. 16 Want waar afguns en
selfsug heers, kom wanorde en allerlei gemene dade voor. 17 Maar die
wysheid van bó is in die eerste plek suiwer, en verder ook
vredeliewend, bedagsaam, inskiklik, vol deernis en goeie vrugte,
onpartydig en ongeveins. 18 En die vrug van •geregtigheid word in
vrede gesaai[*] vir hulle wat vrede maak.[*]

**Onmin binne die gemeenskap**

4 1 *Waar kom al die oorloë en gevegte onder julle vandaan? Kom
dit nie van julle begeertes wat in julle ledemate oorlog voer nie? 2
Julle begeer, maar julle besit niks nie; julle pleeg moord en is vol
jaloesie en julle kan niks bereik nie. Julle veg en maak oorlog, en tog
het julle niks, omdat julle nie bid nie. 3 Julle bid en julle ontvang nie,
omdat julle op die verkeerde manier vra, sodat julle dit in julle wellus
kan deurbring. 4 Egbrekers! Weet julle dan nie dat vriendskap met die
wêreld vyandskap teen God beteken nie? Wie ook al 'n vriend van die
wêreld wil wees, geld as vyand van God.* 5 Of dink julle dat die Skrif
verniet sê dat God met jaloersheid waak oor die Gees wat Hy in ons
laat woon?* 6 Maar Hy gee groter genade; daarom sê Hy: “God staan
die hoogmoediges teen, maar aan die nederiges gee Hy genade.”* 7
Onderwerp julle dus aan God. Weerstaan die duiwel,* dan sal hy van
julle wegvlug. 8 Nader tot God, dan sal Hy tot julle nader.* Reinig julle
hande, sondaars,* en suiwer julle harte, weifelaars. 9 Weeklaag en
treur en huil. Laat julle lag in droefheid verander en julle blydskap in
somberheid. 10 *Verneder julle voor die Here, dan sal Hy julle
verhoog.

**Respek vir mekaar**

11 Moenie van mekaar kwaad praat nie, broers.k Wie kwaad praat
van sy broer of sy broer oordeel, praat ook kwaad van die wet en
oordeel die wet. As jy die wet oordeel, is jy nie 'n doener van die wet
nie, maar 'n regter. 12 Daar is net een Wetgewer en Regter, Hy wat in
staat is om te red en te vernietig. Maar jy, wie is jy om jou naaste te
oordeel?*

**Afhanklikheid van God**

13 Kom nou, julle wat sê: “Vandag of môre sal ons na hierdie of
daardie stad gaan en 'n jaar daar deurbring en handel dryf en wins
maak.” 14 Julle weet nie eers wat môre gaan gebeur nie. Hoe is julle
lewe dan?* Dit is maar 'n miswolkie wat net vir 'n kort rukkie verskyn
en dan weer verdwyn. 15 In plaas daarvan dat julle sê: “As die Here
wil en ons nog leef, sal ons dit of dat doen.”* 16 Maar nou is julle trots
op julle hoogmoedige optrede. Sulke trots is verkeerd. 17 *As iemand
weet om die goeie te doen en dit nie doen nie, geld dit vir hom as
sonde.

### Waarskuwing aan rykes

**5** 1 *Kom nou, julle rykes, huil en weeklaag oor die rampe wat julle
gaan tref. 2 *Julle rykdom het vergaan, en julle klere is motgevreet. 3
Julle goud en silwer is verroes, en die roes sal teen julle getuig en julle
liggame soos vuur verteer.* Julle het in die laaste dae skatte vergader.
4 Kyk, die loon wat julle weerhou het van die arbeiders wat julle lande
geoes het, skree dit uit.* Die geroep van diegene wat oes, het die ore
van die HERE, Heerser oor alle magte, bereik.* 5 Julle het op aarde
weelderig en losbandig gelewe. Julle het julle harte vet gevoer vir die
slagdag.* 6 Julle het die •regverdige veroordeel en vermoor. Hy het
geen verweer teen julle nie.

### Die waarde van geduld

7 Wees geduldig, broers,[l] tot met die wederkoms van die Here. Kyk,
die landbouer wag met geduld op die waardevolle opbrengs van die
aarde tot die vroeë en laat reën* geval het. 8 Wees dan geduldig, staal
julle harte, want die wederkoms van die Here is naby.* 9 Moenie oor
mekaar kla nie, broers, sodat julle nie geoordeel word nie. Kyk, die
Regter staan voor die deur.*

10 Neem as voorbeeld van lyding en geduld, broers, die profete wat
in die Naam van die Here gepraat het. 11 Kyk, ons beskou hulle wat
volhard as geseënd.* Julle het gehoor van Job se volharding, en julle
het die Here se einddoel met hom gesien, en dat die Here vol medelye
en ontferming is.*

### Aflê van 'n eed

12 *Bo alles, my broers,[m] moenie sweer nie, nie by die hemel nie en
nie by die aarde nie, en moet ook geen ander eed aflê nie. Maar laat
julle "ja" 'n "ja" wees en julle "nee" 'n "nee", sodat die oordeel julle
nie tref nie.

### Gelowige gebed

13 As iemand van julle swaarkry, moet hy bid. As iemand
opgeruimd is, moet hy psalms sing. 14 As iemand van julle siek is,
moet hy die ouderlinge van die gemeente roep sodat hulle vir hom
kan bid nadat hulle hom in die Naam van die Here met olyfolie gesalf[n]
het. 15 Die gelowige gebed sal die sieke gesond laat word* en die Here
sal hom weer laat opstaan. En as hy sonde gedoen het, sal hy vergewe
word. 16 Bely dan julle sondes teenoor mekaar en bid vir mekaar sodat
julle gesond kan word. Die gebed van 'n •regverdige is kragtig en
effektief. 17 *Elia was 'n mens net soos ons en hy het vurig gebid dat

dit nie moet reën nie, en dit het drie jaar en ses maande lank nie op
die aarde gereën nie. **18** *Toe het hy weer gebid, en die hemel het reën
gegee en die aarde het sy vrug opgelewer.

**19** My broers,o as enigeen van julle afdwaal van die waarheid en
iemand hom laat terugdraai, **20** moet hy weet dat wie 'n sondaar van
sy dwaalweg laat terugdraai, sy •siel uit die dood sal red en 'n menigte
sondes sal bedek.*

**a 1:1 *Diaspora:*** Dit beteken ‘verstrooiing’. Dit is die term waarmee Jode na hulle volksgenote buite Palestina verwys het.

* **1:1 aan … Diaspora:** Hand 15:23; 1 Pet 1:1

* **1:2** Rom 5:3-5; 1 Pet 1:6

**b 1:2 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:3 as julle … word:** 1 Pet 1:7

* **1:5** Spr 2:3-6

* **1:6 Maar hy … twyfel:** Matt 7:7; Mark 11:24

* **1:10-11 soos 'n … niet:** Ps 102:5,12; Jes 40:6-7; 1 Pet 1:24

* **1:12 kroon … ontvang:** 1 Kor 9:25; 2 Tim 4:8; 1 Pet 5:4; Op 2:10

**c 1:16 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:17 Elke goeie … Vader:** Matt 7:11

* **1:18 Volgens … verwek:** Joh 1:13

* **1:18 verwek … waarheid:** 1 Pet 1:23

**d 1:18 eerstelinge:** Dit dui op die eerste vrug of oes waarop die volle oes sal volg. Diegene wat aan Christus behoort, word ook as “eerstelinge” of “eerste vrug” aangedui; vgl Op 14:4.

**e 1:19 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:19 stadig … te word:** Pred 7:9

* **1:21 moet … kwaad:** Kol 3:8; 1 Pet 2:1

* **1:22 Wees … hoorders:** Matt 7:26; Rom 2:13

* **1:23 is soos … sien:** 1 Kor 13:12

* **1:25 volmaakte … vryheid:** Rom 8:2; Gal 6:2; Jak 2:12; 1 Pet 2:16

* **1:25 sal … doen:** Joh 13:17

* **1:26 nie … beheer nie:** Ps 34:14; 39:2; 141:3

**f 2:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **2:1 sonder … beoordeel:** Job 34:19; Hand 10:34; Jak 2:9

* **2:5 het God … gekies:** 1 Kor 1:26-28

* **2:8 Jy … jouself:** Lev 19:18; Matt 19:19; 22:39; Mark 12:31; Luk 10:27; Rom 13:9; Gal 5:14

* **2:9** Deut 1:17

* **2:10 maar … struikel:** Matt 5:19

* **2:11 Jy mag nie egbreuk pleeg nie:** Eks 20:14; Deut 5:18; Matt 5:27; 19:18; Mark 10:19; Luk 18:20; Rom 13:9

* **2:11 Jy mag nie moord pleeg nie:** Eks 20:13; Deut 5:17; Matt 5:21; Mark 10:19; Luk 18:20; Rom 13:9

* **2:12 wet … vryheid:** Rom 8:2; Gal 6:2; Jak 1:25; 1 Pet 2:16

* **2:13 Want … betoon nie:** Matt 5:7; 18:32-35

**g 2:14 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **2:14 Wat … dade nie:** Matt 7:21

* **2:17** Jak 2:20,26

* **2:19 die demone glo:** Matt 8:29; Mark 1:24; 5:7; Luk 4:34

* **2:21 omdat … het nie:** Gen 22:9,12

* **2:22 die geloof … dade:** Heb 11:17

**h 2:23 regverdiging:** Kan ook vertaal word “vryspraak”.

* **2:23 Abraham … gereken:** Gen 15:6; Rom 4:3,9,22; Gal 3:6

* **2:23 is hy vriend … genoem:** 2 Kron 20:7; Jes 41:8

* **2:25** Jos 2:4,15; 6:17; Heb 11:31

* **2:26** Jak 2:17,20

**i 3:1 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:6 besoedel … liggaam:** Matt 12:36-37; 15:11,18-19

**j 3:6 Gehenna:** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse uitdrukking *ge hinnom,* wat verwys na die Hinnomdal, wat volgens Jer 7:31-32; 19:6-7 'n plek van straf sou word.

* **3:8 vol … gif:** Ps 140:4; Rom 3:13

* **3:9 mense … geskep is:** Gen 1:26-27; 1 Kor 11:7

* **3:15 die wysheid … kom nie:** Jak 1:5,17

* **3:18 vrug … gesaai:** Jes 32:17; Heb 12:11

* **3:18 vir hulle … maak:** Matt 5:9

* **4:1** Rom 7:23; 1 Pet 2:11

* **4:4 vriendskap met … van God:** Rom 8:7; 1 Joh 2:15

* **4:5 God … woon:** Eks 20:5

* **4:6 God … genade:** Spr 3:34 LXX; Matt 23:12; 1 Pet 5:5

* **4:7 Weerstaan … duiwel:** Ef 6:12; 1 Pet 5:8-9

* **4:8 Nader tot … julle nader:** Sag 1:3; Mal 3:7

* **4:8 Reinig … sondaars:** Jes 1:16

* **4:10** Job 5:11; 1 Pet 5:6

**k 4:11 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **4:12 Maar … oordeel:** Rom 2:1; 14:4

* **4:13-14 Kom nou … lewe dan:** Spr 27:1; Luk 12:18-20

* **4:15 As die … doen:** Hand 18:21

* **4:17** Luk 12:47

* **5:1** Luk 6:24

* **5:2** Matt 6:19

* **5:3 julle liggame … verteer:** Ps 21:10

* **5:4 loon … uit:** Lev 19:13; Deut 24:14-15; Mal 3:5

* **5:4 Die geroep … bereik:** Gen 4:10; Ps 18:7; Jes 5:9

* **5:5 slagdag:** Jer 12:3; 25:34

**l 5:7 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **5:7 vroeë … reën:** Deut 11:14; Jer 5:24; Joël 2:23

* **5:8 die wederkoms … naby:** Rom 13:11-12; Heb 10:25; 1 Pet 4:7

* **5:9 die Regter … deur:** Matt 24:33

* **5:11 ons … geseënd:** Dan 12:12

* **5:11 die Here vol … is:** Eks 34:6; Ps 103:8; 111:4

* **5:12** Matt 5:34-37

**m 5:12 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**n 5:14 met … gesalf:** Volgens destydse opvatting was olyfolie 'n geneesmiddel. Die salwing met olyfolie moes dien as teken van die sekerheid van die genesing; vgl Mark 6:13.

* **5:15 Die gelowige … laat word:** Matt 16:18

* **5:17** 1 Kon 17:1; Luk 4:25

* **5:18** 1 Kon 18:42-45

**o 5:19 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **5:20 'n menigte … bedek:** Spr 10:12; 1 Pet 4:8

# DIE BRIEF VAN
# JUDAS

1

### Inleiding

*2 Petrus* vertoon 'n mate van afhanklikheid van *Die Brief van Judas*. Indien aanvaar word dat die apostel Petrus ook *2 Petrus* geskryf het, moes *Judas* geskryf gewees het voor die dood van Petrus êrens tussen 60 en 70 nC. Ons het geen aanduiding van die plek waar dit ontstaan het nie.

Tradisioneel word aanvaar dat hierdie brief deur Judas, die broer van Jesus, die broer van Jakobus geskryf is (vgl Mark 6:3; Matt 13:55) en dat die skrywer homself uit beskeidenheid bloot as 'n dienskneg van Jesus Christus bekend stel (vs 1).

*Die Brief van Judas* word gerig tot 'n spesifieke groep wat hulle in spesifieke omstandighede bevind. Wie en waar kan ons egter nie presies aflei nie. Dit blyk dat hierdie Christene deur dwaalleraars bedreig word wat hulle geledere binnegesypel en allerlei vreemde leringe en losbandige praktyke voorgestaan het (vs 4,10,12). Dit het verdeeldheid en onsekerheid onder die gelowiges laat posvat (vs 19,22).

Die *Judasbrief* is 'n tipiese strydgeskrif wat die Christelike geloofsoortuigings teen dwaalleer verdedig. Vandaar die talle vergelykings en beelde wat die bedrieglikheid en gevare van die dwaalleer beklemtoon (vgl veral vs 11-13). *Judas* is die enigste geskrif in die Nuwe Testament wat direk uit 'n pseudepigrafiese boek aanhaal, naamlik uit *Henog* 1:9. Hy haal vermoedelik ook 'n gedeelte uit *Die Hemelvaart van Moses* aan (•Pseudepigrawe). Daarmee wil hy nie gesaghebbende status aan hierdie dokumente gee nie, maar wil hy sy Joodse lesers aan hulle erfgoed herinner.

Die skrywer werk veral met temas uit die Joodse geskiedenis wat moet dien as waarskuwing teen afdwaling. Aan die positiewe kant wil hy sy lesers aanspoor om vas te hou aan die ware geloof soos dit aan hulle verkondig is (vs 3,20-23).

Die brief kan in die volgende hoofdele verdeel word:

- 1-2 Briefaanhef
- 3-4 Rede vir die skrywe
- 5-19 Waarskuwing teen die dwaalleer
- 20-23 Oproep om vas te staan in die geloof
- 24-25 Lofprysing

**1** 1 Judas, dienskneg van Jesus •Christus en broer van Jakobus,
aan die geroepenes, diegene vir wie God die Vader liefhet en wat
deur Jesus Christus bewaar word:
2 *Mag barmhartigheid, vrede en liefde in oorvloed aan julle gegee
word.

**Rede vir die skrywe**

3 Geliefdes, alhoewel ek vas van plan was om aan julle oor ons
gemeenskaplike verlossing te skryf, word ek nou genoodsaak om aan
julle te skryf en julle aan te spoor om te stry vir* die geloof wat vir
eens en altyd aan die •heiliges toevertrou is. 4 Want sekere mense oor
wie die oordeel reeds lank tevore opgeteken is, het julle geledere
binnegesypel,* goddeloses, mense wat God se genade in losbandigheid
laat ontaard, en ons enigste Meester[a] en Here, Jesus •Christus,
verwerp.*

**Waarskuwing teen die dwaalleer**

(2 Pet 2:1-17)

5 Ek wil julle daaraan herinner — al weet julle dit alles* — dat die
Here, nadat Hy een maal die volk uit Egipteland gered het,* die
tweede keer diegene wat nie geglo het nie omgebring het,* 6 *en dat
Hy die engele,* wat hulle nie aan hulle magsgebied gehou het nie,
maar hulle woonplek verlaat het, met ewige boeie in die duisternis in
bewaring hou vir die oordeel van die groot dag. 7 *So ook dien Sodom
en Gomorra en die omliggende dorpe[b] wat op 'n soortgelyke manier as
daardie engele ontug gepleeg en agter vreemde liggame aangeloop
het, as waarskuwende voorbeeld omdat hulle die straf van ewige vuur
ondergaan. 8 En tog doen hierdie mense op grond van hulle
droomvisioene dieselfde: Hulle besoedel hulle liggame, verwerp gesag
en belaster die glansryke hemelwesens.* 9 Selfs Migael,[c] die aartsengel,
toe hy van die duiwel verskil en met hom oor die liggaam van Moses
geargumenteer het, het dit nie gewaag om 'n lasterlike oordeel uit te
spreek nie,* maar gesê: "Mag die Here jou straf."[d] 10 *Hierdie mense
belaster egter alles wat hulle nie ken nie, en dit wat hulle van nature
soos redelose diere verstaan, veroorsaak hulle ondergang. 11 Ellende
wag vir hulle, want hulle het die pad van Kain* geloop en hulleself vir
vergoeding aan die bedrog van Bileam* oorgegee, en hulle sal soos
met die verset van Korag omkom.* 12 Hierdie mense is skandvlekke by
julle liefdesmaaltye, hulle vier skaamteloos saam met julle fees,* hulle
sorg net vir hulleself.* Hulle is miswolke[e] wat deur winde voortgedryf
word,* bome in die laatherfs wat sonder vrugte staan, twee maal

dood, ontwortel, 13 woeste seegolwe wat hulle eie skandes laat
opskuim,* dwaalsterre vir wie die somber duisternis vir ewig gereed
gehou word.* 14 Henog, uit die sewende geslag ná Adam,* het ook teen
hulle geprofeteer en gesê: “Kyk, die Here het gekom met sy heilige
tienduisende* 15 om oor almal die oordeel te vel en om alle mense te
straf* vir al die goddelose dade wat hulle in hulle goddeloosheid
verrig het, en vir al die vermetele dinge wat goddelose sondaars teen
Hom uitgespreek het.” 16 Hulle is klaagsiekes, knorpotte, wat hulle eie
drange uitleef; hulle is grootmond en vlei mense vir eie gewin. 17
*Maar julle, geliefdes, onthou wat die •apostels van ons Here Jesus
•Christus reeds vroeër gesê het. 18 Hulle woorde aan julle was: “In die
laaste tyd sal daar spotters wees wat hulle eie drange na goddelose
dinge uitleef.”* 19 Dit is hierdie mense wat skeuring bring; hulle is
gerig op die aardse dinge; hulle het nie die Gees nie.

#### Oproep om vas te staan in die geloof

20 Maar julle, geliefdes, bou julle lewe op julle heiligste geloof,*
terwyl julle deur die Heilige Gees bid; 21 bewaar julleself in die liefde
van God, terwyl julle die ontferming van ons Here Jesus •Christus met
die oog op die ewige lewe verwag. 22 Ontferm julle ook oor diegene
wat twyfel, 23 maar ander moet julle red deur hulle uit die vuur te
ruk.* Oor nog ander moet julle julle ontferm, maar wees versigtig:
verafsku selfs die onderkleed wat deur die liggaam besoedel is.f

#### Lofprysing

24 Aan Hom wat die mag het om julle daarvan te bewaar dat julle
struikel, en om julle onberispelik en jubelend voor sy heerlikheid te
stel,* 25 aan ons enigste God en Verlosser deur Jesus •Christus ons
Here, behoort die heerlikheid,* majesteit, krag en mag — van voor
alle tye en ook nou en tot in alle ewigheid. •*Amen*.

* **2** 2 Pet 1:2

* **3 julle aan … stry vir:** 1 Tim 1:18

* **4 Want … binnegesypel:** Gal 2:4

**a 4 Meester:** Die Griekse woord *didaskalos* verwys na die Joodse *rabbi,* dit is 'n leermeester. “Meester” is die aanspreekvorm vir “Leermeester” in Afrikaans.

* **4 God … verwerp:** 2 Pet 2:1

* **5 Ek … alles:** 2 Pet 1:12

* **5 die Here … gered het:** Eks 12:51

* **5 diegene … omgebring het:** Num 14:29-30,35; 1 Kor 10:5

* **6** 2 Pet 2:4,9; 1 Pet 3:19-20; Op 12:7-9

* **6 engele:** Gen 6:1-4; *Henog* 6 — 19 •**Pseudepigrawe**

* **7** Gen 19:4-25; 2 Pet 2:6,10

**b 7 dorpe:** Die vyf stede van die vlakte was Sodom, Gomorra, Adma, Sebojim en Zoar. Laasgenoemde is nie deur die oordeel getref nie; vgl Gen 19:20-22.

* **8 Hulle besoedel … hemelwesens:** 2 Pet 2:10

**c 9 Migael:** Dan 10:13,21; 12:1; Op 12:7; Migael is volgens vroeë Joodse oorlewering 'n aartsengel wat teen die Bose oorlog voer; *Die Hemelvaart van Moses* •Pseudepigrawe.

* **9 het dit … spreek nie:** 2 Pet 2:11

**d 9 Mag die … straf:** Sag 3:2; vgl *Jubileë* 17:15 — 18:16 en *Die Hemelvaart van Moses* •Pseudepigrawe.

* **10** 2 Pet 2:12

* **11 die pad … Kain:** Gen 4:3-8; 1 Joh 3:12

* **11 hulleself … Bileam:** Num 22:7; 31:16; Op 2:14

* **11 hulle sal … omkom:** Num 16:19-35; 26:10

* **12 Hierdie … fees:** 2 Pet 2:13

* **12 hulle sorg … hulleself:** Eseg 34:8

**e 12 miswolke:** Letterlik ‘waterlose wolke’; vgl Spr 25:14.

* **12 wat deur … word:** Ef 4:14

* **13 woeste … opskuim:** Jes 57:20

* **13 vir … word:** 2 Pet 2:17

* **14 Henog … Adam:** *Henog* 60:8 •**Pseudepigrawe**

* **14 die Here … tienduisende:** Deut 33:2; Sag 14:5; Matt 25:31

* **14-15 die Here … straf:** *Henog* 1:9 •**Pseudepigrawe**

* **17** 2 Pet 3:2

* **18 In die … uitleef:** 2 Pet 3:3; 2 Tim 3:1

* **20 bou … geloof:** Kol 2:7; 1 Thess 5:11

* **23 uit … ruk:** Am 4:11; Sag 3:2

**f 23 verafsku … besoedel is:** Die gedagte is dat die gelowiges, terwyl hulle ontferming toepas, uiters versigtig moet wees om nie onbewustelik self by die sonde betrokke te raak nie.

* **24 Aan … stel:** Fil 1:10; 1 Thess 5:23

* **25 aan … heerlikheid:** Rom 16:27

# DIE EERSTE BRIEF VAN
# PETRUS

1 2 3 4 5

**Inleiding**

*Die Eerste Brief van Petrus* identifiseer die skrywer as "Petrus, 'n apostel van Jesus Christus" (1:1). Petrus het waarskynlik onder keiser Nero die marteldood gesterf. Dit kon in 64 nC of so laat as 68 nC gewees het. Daarom aanvaar ons dat hierdie brief êrens in die sestigerjare, maar op die laatste in 68 nC geskryf is, en wel vanuit Rome — hier beskryf as Babilon (5:13).

Volgens 1:1-2 is die brief gerig aan die uitverkorenes "wat as vreemdelinge verspreid woon in Pontus, Galasië, Kappadosië, Asië en Bitinië". Die verwysing na die geadresseerdes se vreemdelingskap kan dui op hulle politieke status, naamlik dat hulle wel verblyfreg, maar geen burgerregte het in die gebiede waar hulle woon nie. Die benaming kan egter ook dui op hulle *geestelike* vreemdelingskap, naamlik dat hulle ná hulle bekering burgers van die hemel geword het. Wanneer nog verder gesê word dat hulle "vreemdelinge van die Diaspora" is, kan dit sinspeel op die destydse "verstrooiing" van die Jode oor baie lande (vgl Jak 1:1; Hand 2:9-10; 6:9). Net so is ook die Christenlesers van hierdie brief oor baie lande "verstrooi". Die gebiede wat in hierdie verband genoem word, was almal in die huidige Klein-Asië geleë. Al was die ontvangers van *1 Petrus* ontheemdes wat oor al hierdie gebiede verstrooi was, en daar blote vreemdelingstatus geniet het, het hulle van God 'n erestatus ontvang: Hulle is sy *uitverkorenes* (1:1-2).

Die ontvangers van hierdie brief was oorspronklik afkomstig uit die heidendom (1:14; 2:9-10; 4:3-4). Sommige van hulle kon egter reeds die Joodse geloof aangehang het voordat hulle Christene geword het.

Die lesers was aan lyding, haat en belastering blootgestel (1:6-7; 2:12,15,18-21; 3:14-17; 4:4,12-19). Hierdie lyding was nie die gevolg van amptelike vervolging deur die owerheid nie; dit het gekom van die kant van die heidense omgewing waarbinne hulle hulle as Christene bevind het. Hulle andersheid was vir hulle omgewing tot aanstoot. Hierdie lyding het egter ook binne huislike verband voorgekom. Die hoof van die huishouding het feitlik algehele seggenskap oor sy vrou, kinders, bediendes en slawe gehad. Dit het tot gevolg gehad dat die ondergeskikte gelowiges soms baie swaar gekry het onder 'n ongelowige huisbaas (2:18-21; 3:6).

*Die Eerste Brief van Petrus* is 'n algemene omsendskrywe waarin die skrywer sy lesers bemoedig in 'n situasie van verontregting en verdrukking. Die boeke *1 en 2 Petrus, Jakobus,* en *1, 2 en 3 Johannes* word gewoonlik saam gegroepeer onder die noemer *Algemene Briewe*.

Die brief is bedoel om gelowiges wat onverdiende lyding verduur, te bemoedig en te versterk, en om aan hulle 'n Christelike perspektief op hulle swaarkry te gee. Hulle moet besef dat lyding deel van Christene se lewe te midde van 'n vyandige omgewing is; dat lyding 'n toets vir en 'n loutering van hulle geloof is (1:6-7); dat Christus hierin vir hulle die modelvoorbeeld is (2:21-24; 3:18); dat hulle, deur die manier waarop hulle optree en lyding verduur, ongelowiges tot ander insigte kan bring (2:12,15; 3:1-2,14-16); en ten slotte, dat hulle vol vreugde oor hulle lyding behoort te wees, omdat dit vir hulle sal uitloop op hemelse heerlikheid by Christus se wederkoms (1:6-9; 4:13). *1 Petrus* is inderdaad 'n brief van blydskap en hoop.

*Die Eerste Brief van Petrus* gee ook besondere aandag aan die nuwe status wat gelowiges in Christus ontvang. Al is hulle vreemdelinge in die wêreld, is hulle God se uitverkorenes (1:1-2), losgekooptes deur Christus se bloed (1:17-20), weergeborenes (1:23), 'n heilige

priesterdom (2:5-9), en die nuwe volk van God (2:9-10). Aansluitend hierby beklemtoon die skrywer die noodsaaklikheid van 'n voorbeeldige lewenswandel (1:13-16; 2:11-12; 3:1-6, ens).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1:1-2 Briefaanhef
- 1:3 — 2:17 Vier oproepe
    - 1:3-12 Oproep aan gelowiges om God te prys vir hulle nuwe lewe en toekomsverwagting
    - 1:13-25 Oproep tot 'n geheiligde lewe
    - 2:1-10 Oproep tot groei en opbou
    - 2:11-17 Oproep tot 'n voorbeeldige lewe onder die nasies
- 2:18 — 5:11 Gedragslyne vir Christene se optrede onderling en teenoor ander
    - 2:18-25 Huisbediendes moet Christus se voorbeeld volg
    - 3:1-7 Verhoudings binne die huwelik
    - 3:8 — 4:19 Christene moet bereid wees om soos Christus onskuldig te ly
    - 5:1-11 Opdragte aan jongmense en die gemeente
- 5:12-14 Slotwoord en seëngroet

**1** 1 •Petrus, 'n •apostel van Jesus •Christus
aan die •vreemdelinge van die *Diaspora*[a] in Pontus, Galasië,
Kappadosië, Asië[b] en Bitinië,[*] 2 hulle wat uitverkies is volgens die
voorkennis van God[*] die Vader om deur die heiligmaking van die
Gees[*] gehoorsaam te wees en met die bloed van Jesus Christus
besprinkel te word:[*]
Mag genade en vrede in oorvloed aan julle geskenk word!

**Lof aan God**

3 Lofwaardig is die God en Vader van ons Here Jesus •Christus![*] Dit
is Hy wat ons in sy groot ontferming, deur die opstanding van Jesus
Christus uit die dood, opnuut verwek het sodat ons 'n lewende hoop
mag hê 4 op 'n erfenis wat nooit vergaan, besmet word of verwelk nie,
en wat in die hemel vir julle in bewaring gehou word — 5 ja, vir julle
wat, deur julle geloof, deur die krag van God bewaar word[*] vir die
verlossing wat gereed is om in die eindtyd geopenbaar te word.
6 Hieroor moet julle jubel, al moes julle nou eers vir 'n kort tydjie
deur allerhande beproewings bedroef word.[*] 7 Die doel was dat dit
duidelik sou blyk dat die egtheid van julle geloof[*] — 'n egtheid wat
baie kosbaarder is as goud wat verganklik is, maar nogtans met vuur
getoets word[*] — uitloop op lof en heerlikheid en eer wanneer Jesus
Christus geopenbaar word. 8 Hom het julle lief, al het julle Hom nie
gesien nie; en al sien julle Hom nie nou nie, glo julle in Hom[*] en jubel
julle met 'n onuitspreeklike en heerlike blydskap, 9 [*]omdat julle reeds
deel het aan die doel van julle geloof, naamlik die verlossing van julle
siele.[c]
10 [*]Oor hierdie verlossing het die profete, wat geprofeteer het oor
die genade wat vir julle bestem is, nagedink en navraag gedoen. 11
Hulle het probeer naspeur na watter persoon of na watter spesifieke
tyd die Gees van Christus wat in hulle was, verwys het toe Hy vooruit
getuig het oor Christus se lyding[d] en die heerlikheid wat daarop sou
volg. 12 Aan hulle is geopenbaar dat hulle, wat hierdie dinge betref,
nie besig was om hulleself te bedien nie, maar júlle.[*] Hierdie dinge is
nou aan julle meegedeel deur hulle wat die evangelie aan julle
verkondig het deur die Heilige Gees wat van die hemel gestuur is.
Selfs engele begeer om insig hierin te verkry.[*]

**Leef uit die hoop**

13 Daarom, wees verstandelik paraat[e][*] en tree nugter op; hoop
volkome op die genade wat tydens die openbaring van Jesus •Christus
vir julle gebring sal word. 14 As gehoorsame kinders moet julle nie
lewe in ooreenstemming met julle natuurlike neigings[f] van vroeër, toe

julle nog sonder kennis was nie.* 15 Inteendeel, soos Hy wat julle
geroep het heilig is, moet julle hele lewenswandel heilig wees. 16
Daarom staan daar geskryf: “Wees heilig, want Ek is heilig.”*

#### Oproep tot 'n heilige lewe

17 En aangesien julle Hom as Vader aanroep,* wat onpartydig
oordeel* volgens die optrede van elkeen,* moet julle met ontsag optree
in die tyd van julle •vreemdelingskap. 18 Julle weet immers dat julle
nie met iets vergankliks soos silwer of goud losgekoopg is uit julle
sinlose leefwyse wat deur julle voorvaders aan julle oorgelewer is nie,
19 *maar dat julle losgekoop is met die kosbare bloed van •Christus, Hy
wat soos 'n lam is, vlekloos en sonder liggaamsgebrek. 20 Hy is wel
vooraf geken, voor die grondlegging van die wêreld.* Hy is egter eers
in hierdie eindtyd geopenbaar, ter wille van julle 21 wat deur Hom
glo* in God wat Hom uit die dood opgewek* en heerlikheid aan Hom
gegee het. Daarom is julle geloof en hoop op God gerig.

#### Verhouding met medegelowiges

22 Omdat julle julle innerlike in gehoorsaamheid aan die waarheid
tot ongeveinsde broederliefde gereinig het, moet julle mekaar innigh
met rein harte liefhê.* 23 Julle is immers weer gebore, nie uit
verganklike saad nie, maar uit onverganklike saad* — deur die
lewende en blywende woord van God.* 24 Daarom:

Elke mens is soos gras
en al sy prag soos 'n veldblom:
die gras verdroog
en die blom val af;
25 maar die woord van die Here bly tot in ewigheid* —

en dít is die woord wat aan julle verkondig is.

**Geestelike groei**

**2** 1 *Lê daarom alles wat sleg is en alle bedrog en geveinsdheid en
jaloesie en alle geskinder af, 2 en smag soos pasgebore babatjies na die
suiwer geestelike melk,i* sodat julle daardeur kan groei met die oog
op julle verlossing, 3 noudat "julle die goedheid van die Here gesmaak
het".*
4 Kom na Hom toe, die lewende klip wat wel deur mense afgekeur
is,* maar voor God uitverkore en vir Hom kosbaar is;* 5 en laat julle as
lewende klippe opbou tot 'n geestelike huis,* 'n heilige priesterdom,*
om geestelike offers te bring wat deur Jesus •Christus vir God*
aanneemlik is. 6 Daar staan immers in die Skrif:

"Kyk, Ek lê in Sion 'n klip,
'n hoeksteen,* uitverkore en kosbaar;
en wie in Hom glo, sal vir seker nie beskaamd staan nie."*

7 Daarom is Hy kosbaar vir julle wat glo, maar vir ongelowiges geld:

"Juis die klip wat die bouers afgekeur het,
het 'n hoeksteen geword,"*

8 en

"'n klip waaroor mens struikel,
ja, 'n rots wat mens laat val."*

Hulle struikel omdat hulle aan die woord ongehoorsaam is; hulle was daartoe bestem.

9 Julle, egter, is "'n uitverkore geslag",* "'n koninklike
priesterdom",* "'n heilige nasie",* "'n volk wat aan God behoort",*
"sodat julle die deugde kan verkondig"* van Hom wat julle uit die
duisternis geroep het na sy wonderlike lig* —

10 *julle wat eers nie 'n volk was nie,
maar nou volk van God is;
wat eers nie ontferming ontvang het nie,
maar nou ontferming ontvang het.

**Leef voorbeeldig onder die nasies**

11 Geliefdes, ek dring daarop aan dat julle, as bywoners en
•vreemdelinge,* julle weerhou van liggaamlike begeertes* wat stryd

voer teen die •siel.* 12 Gedra julle goed onder die heidene, sodat hulle, wanneer hulle julle beswadder asof julle misdadigers is, God op die dag van rekenskap* kan verheerlik omdat hulle julle goeie dade gesien het.*

13 *Wees ter wille van die Here onderdanig aan elke menslike instelling, sowel aan die keiser,[j] die hoogste gesagsdraer, 14 as aan die prokurator[k] — die mense deur die keiser gestuur om die misdadigers te straf, en dié wat goed doen, aan te prys. 15 God wil immers hê dat julle deur goed te doen die onkunde van dwase mense stopsit.* 16 Leef as vry mense — nie soos hulle wat vryheid as dekmantel vir die kwaad beskou nie,* maar as mense wat God dien. 17 Julle moet alle mense respekteer,* die medegelowiges[l] met liefde bejeën, ontsag vir God hê,* die keiser respekteer.

**Volg Christus se voorbeeld**

18 Huisbediendes, wees met groot ontsag aan julle werkgewers onderdanig,* nie net aan die goeies en vriendelikes nie, maar ook aan die onredelikes. 19 Dit is immers genade as iemand, omdat hy met God rekening hou, onregverdig lyding verduur. 20 Want watter aanprysing is daar vir julle wanneer julle oortree, lyfstraf ontvang, en nogtans daarmee volhard? Maar as julle volhard terwyl julle goed doen en dan tog ly — dit is genade by God.

21 Julle is immers hiertoe geroep,
want •Christus het ook ter wille van julle gely;
Hy het vir julle 'n voorbeeld nagelaat,*
sodat julle in sy voetspore kan volg.*
22 Hy wat "nie sonde gedoen het nie,
en in wie se mond geen bedrog gevind is nie";[m]
23 *wat, toe Hy uitgeskel is, nie teruggeskel het nie;
toe Hy gely het, nie gedreig het nie,
maar Homself toevertrou het aan Hom wat regverdig oordeel;
24 wat self ons sondes in sy liggaam aan die kruishout gedra het;[n]
sodat ons, noudat ons ons sondes afgesterf het,
vir •geregtigheid kan leef* —
Hy deur wie se verwonding julle genees is.[o]
25 Julle was immers verdwaal soos skape,*
maar nou het julle teruggekeer na die Herder en Bewaker van julle •siele.

### Huweliksverhoudings

**3** 1 Net so, vroue, moet julle aan julle eie mans ondergeskik wees,*
sodat, selfs indien sommige aan die woord ongehoorsaam is, ook hulle
sonder 'n woord gewen kan word deur die manier waarop julle leef 2
omdat hulle julle rein, eerbiedige leefwyse raaksien.
3 *Julle skoonheid moet nie op uiterlike dinge berus nie — soos die
vleg van hare, die dra van goue juwele of die aantrek van elegante
klere nie; 4 maar op dit wat in die mens se hart verborge is — die
onverganklike skoonheid van 'n saggeaarde en rustige gees, wat in
God se oë baie kosbaar is. 5 So het ook die heilige vroue wat op God
gehoop het, hulleself immers destyds versier deur aan hulle eie mans
onderdanig te wees — 6 soos Sara aan Abraham gehoorsaam was toe
sy hom as "heer" aangespreek het.* Julle het haar dogters geword as
julle doen wat goed is en julle nie deur enige dreigement laat afskrik
nie.
7 Net so, mans, moet julle in julle lewe saam met julle vroue begrip
toon vir hulle as die swakker geslag[p]* en hulle as mede-erfgename van
die gawe van die lewe met respek behandel, sodat julle gebede deur
niks belemmer word nie.

### Riglyne vir optrede

8 Ten slotte: Wees almal eensgesind, meelewend, vol broederliefde,
vol ontferming, nederig, 9 mense wat nie kwaad met kwaad vergeld of
skeldtaal met skeldtaal nie; maar, inteendeel, wees mense wat seën*
omdat julle daartoe geroep is, sodat julle seën as erfdeel kan verkry.

10 *Immers, "wie die lewe wil liefhê
en goeie dae wil beleef —
laat hy sy tong weerhou van wat sleg is
en sy lippe daarvan om bedrog te spreek,
11 en laat hy afwyk van die kwaad en die goeie doen,
laat hy vrede soek en dit najaag;
12 want die oë van die Here is op die regverdiges,[q]
en sy ore is oop vir hulle gebedsversoeke,
maar die aangesig van die Here is teen dié wat verkeerde dinge
doen."

13 Verder, wie sal julle sleg behandel as julle julle beywer vir wat
goed is? 14 Maar selfs al sou julle ly ter wille van wat reg is, geseënd is
julle.* Moenie hulle intimidasie vrees, of ontsteld raak nie. 15
Inteendeel, eerbiedig •Christus as Here in julle harte,* altyd gereed om

julle te verantwoord teenoor elkeen wat van julle rekenskap eis oor
die hoop wat in julle leef. 16 Doen dit egter met beskeidenheid en
respek, met 'n goeie gewete, sodat, wanneer julle beswadder word, dié
wat smalend is oor julle goeie leefwyse in Christus, beskaamd kan
staan. 17 Dit is immers beter, as dit God se wil sou wees, dat julle ly
omdat julle goed doen as dat julle ly omdat julle kwaad doen.

18 Immers, ook Christus het eens en vir altyd vir sondes gely,*
Hy, die Regverdige, ter wille van onregverdiges,
sodat Hy julle na God kon bring.
Hy is wel liggaamlik doodgemaak,
maar deur die Gees[r] is Hy lewend gemaak.
19 Deur die Gees[s] het Hy ook gegaan
en dit vir die geeste in gevangenskap aangekondig.

20 *Daardie geeste was destyds ongehoorsaam toe God in Noag se dae
geduldig bly wag het terwyl die ark gebou is. In die ark is net 'n paar
mense, altesaam agt, deur die vloedwaters heen gered. 21 Die doop,
wat 'n teenbeeld hiervan is, red ook julle nou. Die doop dien nie as 'n
verwydering van die vuilheid van die liggaam nie, maar as 'n
gebedsversoek tot God om 'n skoon gewete,* op grond van die
opstanding van Jesus Christus —

22 *Hy wat aan die regterhand[t] van God is
nadat Hy die hemel binnegegaan het,
en engele, magte en kragte aan Hom onderwerp is.

**Lyding na die voorbeeld van Christus**

4 1 Omdat •Christus dan liggaamlik gely het, moet julle ook
julleself bewapen met dieselfde insig, naamlik dat iemand wat
liggaamlik gely het, met die sonde klaar is.* 2 Daarom laat hy hom
gedurende die oorblywende tyd van sy liggaamlike bestaan nie langer
deur menslike begeertes lei nie, maar wel deur die wil van God. 3
*Immers, julle het in die tyd wat verby is, al oorgenoeg deel gehad aan
dit wat die heidene wil doen: uitspattigheid, begeerte, dronkenskap,
brassery, drinkpartytjies en verfoeilike afgodediens. 4 Hulle verstom
hulle daaroor dat julle nie meer meedoen aan hierdie stroom
losbandigheid nie, en sê lasterlike dinge — 5 hulle sal rekenskap moet
gee aan Hom wat gereed staan om oor lewendes en dooies te oordeel.*
6 Dit is immers waarom die evangelie ook aan hulle wat reeds dood is,
verkondig is, sodat, al sou hulle wel volgens menslike maatstaf na die
liggaam geoordeel word, hulle volgens die maatstaf van God na die
gees kan leef.

**Die einde is naby**

7 Die einde van alle dinge is op hande.* Daarom moet julle
selfbeheersd en nugter wees, met die oog op gebed. 8 Bo alles moet
julle mekaar innig[u] liefhê, omdat "die liefde 'n menigte sondes
bedek".* 9 Wees gasvry teenoor mekaar sonder om te mor. 10 As goeie
bestuurders van die veelvoudige genade van God moet julle mekaar
bedien in ooreenstemming met die genadegawe wat elkeen ontvang
het:* 11 As iemand aan die woord is, laat dit soos woorde van God
wees; as iemand dien, laat dit wees vanuit die krag wat God voorsien,
sodat God in alles verheerlik kan word* deur Jesus •Christus, aan wie
die heerlikheid en die krag behoort vir ewig en ewig. •*Amen*.

**Om as Christen te ly**

12 Geliefdes, moenie verbaas wees wanneer 'n vurige beproewing
oor julle kom,* asof iets vreemds met julle gebeur nie; 13 wees eerder
bly namate julle deel het aan die lyding van •Christus,* sodat julle ook
by die bekendmaking van sy heerlikheid uitbundig sal kan jubel. 14 As
julle ter wille van Christus se Naam beledig word — geseënd is julle,*
omdat die Gees van heerlikheid, dit is die Gees van God, op julle rus.*
15 Niemand van julle moet immers as moordenaar of dief of
kwaaddoener of bemoeisieke ly nie; 16 as iemand egter ly omdat hy 'n
Christen is, moet hy hom nie skaam nie, maar God verheerlik op
grond van hierdie Naam. 17 Dit is immers tyd dat die oordeel begin, en
wel by die huishouding van God.* As dit by ons begin, wat sal dan die

uiteinde wees van hulle wat aan die evangelie van God ongehoorsaam is?*

18 Want: “As die •regverdige beswaarlik verlos word,
wat sal van die goddelose en sondaar word?”*

19 Dus moet ook hulle wat in ooreenstemming met die wil van God ly,
hulle lewe aan die getroue Skepper toevertrou* deur te doen wat goed is.

### Toesig deur die ouderlinge

**5** 1 Ek doen dan nou 'n ernstige beroep op die ouderlinge onder
julle, ek, julle mede-ouderling en getuie van die lyding van •Christus,
en julle deelgenoot in die heerlikheid wat geopenbaar sal word: 2
Versorg soos herders die kudde van God in julle midde;* hou toesig —
nie uit plig nie, maar vrywillig, in ooreenstemming met die wil van
God; nie uit skandelike winsbejag nie, maar geesdriftig; 3 nie
baasspelerig oor hulle wat aan julle toevertrou is nie,* maar as
voorbeeld vir die kudde.* 4 En wanneer die Groot Herder verskyn, sal
julle die erekrans van heerlikheid ontvang wat nooit sal verwelk nie.*

### Opdragte aan jongmense en gemeente

5 Net so moet julle wat jonk is, ondergeskik wees aan die
ouderlinge. Beklee julle almal met nederigheid teenoor mekaar, want

> “God weerstaan hoogmoediges,
> maar aan nederiges gee Hy genade.”*

6 *Daarom, verneder julle onder die kragtige hand van God, sodat Hy
julle op die regte tyd kan verhoog. 7 Werp al julle bekommernis op
Hom,* want Hy gee vir julle om.
8 Wees nugter, wees waaksaam!* Julle teenstander, die duiwel, loop
rond “soos 'n brullende leeu” op soek na wie hy kan verslind. 9 Hom
moet julle teenstaan,* standvastig in die geloof, in die wete dat julle
medegelowiges[v] oor die hele wêreld dieselfde soort lyding verduur. 10
Maar al moes julle vir 'n kort tydjie ly, sal die God van alle genade,
wat julle tot sy ewige heerlikheid* in •Christus Jesus geroep het, julle
herstel, bemagtig, versterk en stewig vestig. 11 Aan Hom die krag tot
in ewigheid. •*Amen*.

### Slotwoord en seëngroet

12 Ek het deur Silvanus, na my oordeel 'n getroue broer, kortliks aan
julle geskryf om julle te bemoedig en julle nadruklik te verseker dat
hierdie dinge die ware genade van God is. Staan vas daarin!
13 Julle mede-uitverkorene in Babilon,[w] en Markus, my seun, groet
julle. 14 Groet mekaar met 'n soen van liefde.
Vrede vir julle almal wat in •Christus is.

**a 1:1 *Diaspora:*** Dit beteken ‘verstrooiing’. Dit is die term waarmee Jode na hulle volksgenote buite Palestina verwys het.

**b 1:1 Asië:** 'n Romeinse provinsie. Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See, met Efese as hoofstad.

* **1:1 die vreemdelinge … Bitinië:** Jak 1:1

* **1:2 die voorkennis van God:** Rom 8:29

* **1:2 die heiligmaking … Gees:** 2 Thess 2:13

* **1:2 die bloed … word:** Heb 12:24

* **1:3 Lofwaardig … Here Jesus Christus:** 2 Kor 1:3

* **1:5 deur die … bewaar word:** Joh 10:28; 17:11

* **1:6 deur … bedroef word:** Jak 1:2

* **1:7 egtheid … geloof:** Job 23:10; Ps 66:10; Spr 17:3; Jak 1:3

* **1:7 met … getoets word:** Jes 48:10; Sag 13:9; Mal 3:3; 1 Kor 3:13

* **1:8 Hom het julle … in Hom:** Joh 20:29; 2 Kor 5:7

* **1:9** Rom 6:22

**c 1:9 siele:** Verwys hier na die mens in sy totale bestaan.

* **1:10** Matt 13:17; Luk 10:24

**d 1:11 Hy vooruit … lyding:** Toespeling op Ps 22; Jes 53 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Luk 24:26.

* **1:12 Aan … maar júlle:** *Henog* 1:2 •**Pseudepigrawe**

* **1:12 Selfs … verkry:** Ef 3:10

**e 1:13 verstandelik paraat:** Letterlik ‘omgord die lendene van julle verstand’.

* **1:13 wees … paraat:** Luk 12:35; Ef 6:14

**f 1:14 natuurlike neigings:** Of “begeertes”.

* **1:14 moet julle … was nie:** Rom 12:2; Ef 2:3; 4:17-18

* **1:16 Wees … is heilig:** Lev 11:44-45; 19:2; 20:7

* **1:17 aangesien … aanroep:** Ps 89:27; Jes 64:8; Jer 3:19; Matt 6:9; Luk 11:2

* **1:17 wat onpartydig oordeel:** 2 Kron 19:7; Hand 10:34; Rom 2:11; Gal 2:6; Ef 6:9; Kol 3:25

* **1:17 volgens … elkeen:** Ps 28:4; 62:12; Spr 24:12; Jes 59:18; Jer 17:10; Rom 2:6; 1 Kor 3:8; 2 Kor 11:15; 2 Tim 4:14; Op 2:23; 18:6; 20:13-14; 22:12

**g 1:18 losgekoop:** Destyds was 'n slaaf die eiendom van sy eienaar. Elke slaaf het 'n bepaalde geldwaarde (of prys) gehad. 'n Eienaar kon instem dat 'n slaaf sy vryheid kry wanneer iemand die eienaar vergoed vir die verlies van die waarde van sy slaaf deur die slaaf se "prys" te betaal. Só is 'n slaaf "losgekoop".

* **1:19** Hand 20:28; Heb 9:12; 1 Pet 1:2

* **1:20 Hy is wel … wêreld:** Hand 2:23; Ef 1:4

* **1:21 wat deur Hom glo:** Joh 14:6; Rom 5:1-2

* **1:21 wat deur Hom … opgewek:** Rom 4:24; 10:9

**h 1:22 innig:** Kan ook vertaal word met "onophoudelik".

* **1:22 moet julle … liefhê:** Joh 13:34; Rom 12:10

* **1:23 Julle is … onverganklike saad:** Joh 1:13; 1 Joh 3:9; 5:18

* **1:23 lewende … God:** Dan 6:26; Heb 4:12

* **1:24-25 Elke … ewigheid:** Jes 40:6-8; Jak 1:10-11

* **2:1** Ef 4:22; Jak 1:21

**i 2:2 geestelike melk:** Kan ook vertaal word met "melk van die woord"; vgl 1 Pet 1:23-25.

* **2:2 smag … melk:** 1 Kor 3:2; Heb 5:12-13

* **2:3 julle … gesmaak het:** Ps 34:9

* **2:4 klip … afgekeur is:** Ps 118:22; Matt 21:42; Hand 4:11

* **2:4 voor God … kosbaar is:** Jes 28:16

* **2:5 laat … huis:** Ef 2:21-22

* **2:5 heilige priesterdom:** Eks 19:6; Jes 61:6; 1 Pet 2:9; Op 1:6; 5:10; 20:6

* **2:5 geestelike offers … vir God:** Rom 12:1; Heb 13:15

* **2:6 hoeksteen:** Ef 2:20

* **2:6 Kyk … staan nie:** Jes 28:16; Rom 9:33

* **2:7 die klip … geword:** Ps 118:22; Matt 21:42; Hand 4:11

* **2:8 'n klip … val:** Jes 8:14; Rom 9:33

* **2:9 'n uitverkore geslag:** Jes 43:20 LXX; Deut 7:6; 10:15

* **2:9 'n koninklike priesterdom:** Eks 19:6; 23:22 LXX; Jes 61:6; 1 Pet 2:5; Op 1:6; 5:10; 20:6

* **2:9 'n heilige nasie:** Eks 19:6; 23:33 LXX

* **2:9 'n volk … behoort:** Jes 43:22 LXX; Eks 19:5; 23:22 LXX; Deut 4:20; 7:6; 14:2; Tit 2:14

* **2:9 deugde … verkondig:** Jes 43:21; 42:12

* **2:9 uit die duisternis … lig:** Jes 9:1; Hand 26:18; Ef 5:8; Kol 1:13

* **2:10** Hos 2:22; 1:6,9; 2:1

* **2:11 bywoners en vreemdelinge:** Ps 39:12

* **2:11 weerhou … begeertes:** Gal 5:24

* **2:11 stryd … siel:** Gal 5:17; Jak 4:1

* **2:12 die dag van rekenskap:** Jes 10:3; Luk 19:44

* **2:12 God … gesien het:** Matt 5:16

* **2:13-14** Rom 13:1-7; Tit 3:1

**j 2:13 keiser:** Anders as in byvoorbeeld Matt 22:17; Joh 19:15 word die Griekse woord vir "koning" hier gebruik as titel vir die keiser as hoogste gesagsdraer in die Romeinse Ryk.

**k 2:14 prokurator:** 'n Amptenaar wat namens die keiser in beheer was oor 'n Romeinse provinsie; •Romeinse ampsdraers.

* **2:15 deur … stopsit:** 1 Pet 3:16

* **2:16 nie soos … beskou nie:** Gal 5:13

* **2:17 alle … respekteer:** Rom 12:10

**l 2:17 medegelowiges:** Letterlik 'broederskap'. Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **2:17 ontsag … hê:** Spr 24:21

* **2:18 Huisbediendes … onderdanig:** Ef 6:5; Tit 2:9

* **2:21 Christus ... nagelaat:** Joh 13:15

* **2:21 sodat ... volg:** Matt 16:24

**m 2:22 nie sonde ... gevind is nie:** Aanhaling uit Jes 53:9 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 8:46; 2 Kor 5:21; 1 Joh 3:5.

* **2:23** Jes 53:7; 1 Pet 3:9

**n 2:24 wat self ... gedra het:** Toespeling op Jes 53:4,12 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 9:28.

* **2:24 sodat ons ... kan leef:** Rom 6:2,11

**o 2:24 deur wie ... genees is:** Toespeling op Jes 53:5 as heenwysing na Jesus Christus.

* **2:25 Julle ... skape:** Jes 53:6; Eseg 34:5-6; Matt 9:36

* **3:1 vroue ... wees:** Ef 5:22; Kol 3:18; Tit 2:5

* **3:3** 1 Tim 2:9

* **3:6 Sara ... aangespreek het:** Gen 18:12

**p 3:7 swakker geslag:** Letterlik ‘swakker kruik’ of ‘swakker vat’.

* **3:7 Net ... geslag:** Ef 5:25; Kol 3:19

* **3:9 mense wat nie ... wat seën:** Matt 5:44; 1 Thess 5:15; 1 Pet 2:23

* **3:10-12** Ps 34:13-17

**q 3:12 regverdiges:** Dit is mense wie se saak reg is voor God.

* **3:14 selfs al ... is julle:** Matt 5:10; 1 Pet 2:20; 4:14

* **3:14-15 Moenie hulle ... julle harte:** Jes 8:12-13

* **3:18 Christus ... gely:** Rom 6:10; Ef 2:18; Heb 9:28; 10:10; 1 Pet 2:21; 4:1

**r 3:18 deur die Gees:** Kan ook vertaal word “na sy gees”.

**s 3:19 Deur die Gees:** Kan ook vertaal word “wat sy gees betref”.

* **3:20** Gen 6:1 — 7:24

* **3:21 Die doop, wat ... gewete:** Heb 10:22

* **3:22** Ef 1:20-21

**t 3:22 regterhand:** 'n Posisie aan die •regterhand van 'n persoon is gesien as 'n posisie van

voorrang.

* **4:1 iemand … klaar is:** Rom 6:2,7

* **4:3** Ef 2:2-3; Tit 3:3

* **4:5 aan Hom … oordeel:** Hand 10:42; 2 Tim 4:1

* **4:7 Die einde … hande:** Rom 13:11-12; 1 Joh 2:18

**u 4:8 innig:** Kan ook vertaal word met "onophoudelik".

* **4:8 liefde … bedek:** Spr 10:12; Jak 5:20

* **4:10 moet julle … ontvang het:** Rom 12:6-8

* **4:11 sodat God … kan word:** 1 Kor 10:31

* **4:12 vurige beproewing … kom:** 1 Pet 1:7

* **4:13 wees eerder … van Christus:** Hand 5:41

* **4:14 As julle … is julle:** Ps 89:51-52; Matt 5:11; Hand 5:41; 1 Pet 2:20

* **4:14 die Gees van God … rus:** Jes 11:2

* **4:17 die oordeel … God:** Jer 25:29; Eseg 9:6

* **4:17 hulle wat … is:** 2 Thess 1:8

* **4:18 As die … sondaar word:** Spr 11:31 LXX

* **4:19 hulle lewe … toevertrou:** Ps 31:6

* **5:2 Versorg … midde:** Joh 21:15-17; Hand 20:28

* **5:3 nie baasspelerig … is nie:** 2 Kor 1:24

* **5:3 maar as … kudde:** Fil 3:17; Tit 2:7

* **5:4 sal julle … verwelk nie:** 1 Kor 9:25

* **5:5 God … genade:** Spr 3:34 LXX; Matt 23:12; Jak 4:6

* **5:6** Job 22:29; Matt 23:12; Luk 14:11; 18:14; Jak 4:10

* **5:7 Werp … Hom:** Ps 55:23; Matt 6:25-30

* **5:8 Wees nugter, wees waaksaam:** 1 Thess 5:6

* **5:9 Hom … teenstaan:** Ef 6:11-13; Jak 4:7

**v 5:9 medegelowiges:** Letterlik 'broederskap'. Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **5:10 die God ... heerlikheid:** 1 Thess 2:12

**w 5:13 mede-uitverkorene in Babilon:** Verwysing na die kerk in Rome of 'n gelowige vrou.

# DIE TWEEDE BRIEF VAN
# PETRUS

1 2 3

**Inleiding**

In die aanhef word vermeld dat hierdie brief van die apostel Petrus afkomstig is. Dit kan aanvaar word dat die apostel Petrus, moontlik met die hulp van 'n sekretaris (vgl 1 Pet 5:12), dit kort voor sy dood in 68 nC en waarskynlik vanuit Rome geskryf het.

Volgens 2 Petrus 3:1 is die ontvangers van hierdie brief dieselfde as dié van *1 Petrus*. Van hierdie gelowiges word gesê dat hulle "met moeite ontkom aan dié wat in dwaling leef" (2:18). Sommige van die ontvangers van hierdie skrywe word dus ernstig deur dwaalleer bedreig.

Naas die feit dat *2 Petrus* 'n brief is, vertoon dit ook eienskappe van 'n testament (1:12-15). Petrus skryf hierdie brief terwyl hy weet dat hy binnekort gaan sterf (1:14) en beskou dit in 'n sekere sin as sy geestelike testament. Hy vermaan hulle wat agterbly vir oulaas oor hoe hulle moet optree ná sy dood (vgl veral 1:13-15). Die brief plaas sterk klem op die Skrif, asook die kerklike oorlewering, trek skerp te velde teen die dwaalleer en wei uit oor die eindtyd. Die ooreenkomste tussen *2 Petrus* en *Judas* is opvallend. Daar bestaan vandag 'n groot mate van eenstemmigheid dat *2 Petrus* ruimskoots van Judas gebruik gemaak het.

Die vals leraars en spotters se openlike aanvaarding en bevordering van dwaalleer en 'n losbandige lewe, asook hulle ontkenning van die wederkoms (2:1-3:13), was waarskynlik die hoofrede vir die skryf van *2 Petrus* (vgl veral 3:1-4). Die brief roep die lesers op om vas te hou aan die ware evangelie soos dit aan hulle oorgelewer is. Vir gelowiges beteken die wederkoms die ontvangs van die volle erfenis wat God beloof het (1:4; 3:13); vir ongelowiges beteken dit egter vernietiging, straf en oordeel (2:3,9). Verder word die lesers opgeroep tot 'n onberispelike lewe en volgehoue geestelike groei.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1:1-2 Briefaanhef
1:3-4 God het reeds sy kosbare gawes gegee
1:5-21 Groei in die geloofslewe en vashou aan die ware evangelie
2 Die vals leraars se optrede en God se straf oor hulle
3:1-13 Doel van die brief en gelowiges se toekomsverwagting
3:14-18a Onberispelike leefwyse omdat die einde naby is
3:18b Lofprysing

**1** 1 Simeon •Petrus, 'n dienskneg en •apostel van Jesus •Christus,
aan dié wat dieselfde kosbare geloof as ons verkry het deur die
•geregtigheid van ons God en die Verlosser, Jesus Christus:
2 Mag genade en vrede in oorvloed aan julle geskenk word* deur
julle kennis van God en van Jesus, ons Here.

**Beywer julle om geestelik te groei**

3 Sy goddelike krag het ons immers reeds alles gegee wat ons nodig
het vir 'n toegewyde lewe, deurdat ons Hom ken wat ons deur sy
majesteit en goddelike krag geroep het.* 4 Hierdeur het Hy sy kosbare
en grootse beloftes reeds aan ons gegee, sodat julle deel kan hê aan
die goddelike natuur, noudat julle ontvlug het aan die verdorwenheid
wat deur begeerte in die wêreld teenwoordig is. 5 Juis daarom moet
julle alle ywer aan die dag lê om

by julle geloof uitnemendheid te voeg,
by uitnemendheid, insig,
6 *by insig, selfbeheersing,
by selfbeheersing, volharding,
by volharding, 'n toegewyde lewe,
7 by 'n toegewyde lewe, broederliefde,[a] en
by broederliefde, liefde vir alle mense.

8 Immers, wanneer julle oor hierdie eienskappe beskik en daarin
toeneem, sal dit daartoe lei dat julle nie nutteloos en sonder vrug is
wat julle kennis van ons Here Jesus •Christus betref nie. 9 Want die
een by wie hierdie dinge ontbreek, is blind en kortsigtig en het vergeet
dat hy van sy vorige sondes gereinig is.
10 Daarom, broers,[b] moet julle julle soveel te meer daarop toelê om
julle roeping en verkiesing stewig te vestig. Want as julle hierdie dinge
doen, sal julle vir seker nooit struikel nie. 11 Ja, so sal toegang tot die
ewige •koninkryk van ons Here en Verlosser, Jesus Christus, ryklik aan
julle voorsien word.
12 Daarom sal ek julle altyd aan hierdie dinge bly herinner, al weet
julle dit reeds* en al is julle reeds stewig in die bestaande waarheid
gevestig. 13 Ek beskou dit as gepas om julle deur herinnering op te
skerp so lank as wat ek nog in hierdie tentwoning verkeer; 14 want ek
weet dat my tentwoning binnekort afgebreek sal word* — soos ons
Here Jesus Christus dit ook aan my duidelik gemaak het.* 15 Daarom
sal ek my ook daarvoor beywer dat julle hierdie dinge ná my
heengaan steeds in herinnering sal kan roep.

**Betroubaarheid van hierdie getuienis**

16 Ons het ons immers nie op vindingryke fabels verlaat toe ons die
kragtige teenwoordigheid van ons Here Jesus •Christus aan julle
bekend gemaak het nie. Inteendeel, ons was ooggetuies van sy
ontsagwekkende grootsheid. 17 *Nadat Hy van God die Vader eer en
heerlikheid ontvang het, toe die Luisterryke Majesteit die stem tot
Hom laat kom het wat sê: “Hy is my Seun, my geliefde Seun, in wie Ek
My verbly,” 18 het ook ons daardie stem gehoor wat uit die hemel
kom, terwyl ons saam met Hom op die heilige berg was. 19 En daarom
beskik ons oor die profetiese woord, wat nog vaster staan. Julle doen
die regte ding as julle daarop fokus soos op 'n lamp wat in 'n donker
plek skyn, totdat die dag aanbreek en die môrester opgaan in julle
harte. 20 Dit moet julle veral besef: Geen profesie in die Skrif berus op
eie uitleg nie. 21 Want geen profesie is ooit deur die wil van 'n mens
voortgebring nie; maar meegevoer deur die Heilige Gees, het mense
die woorde uitgespreek wat van God afkomstig is.*

**Vals profete en leraars**

**2** 1 Daar was egter ook vals profete onder die volk, soos daar ook
onder julle vals leraars sal wees* wat vernietigende ketterye sal
insmokkel en selfs die Heer wat hulle vrygekoop het, verloën.* So
bewerk hulle 'n skielike ondergang vir hulleself. 2 Baie sal die
losbandighede navolg van daardie mense deur wie se toedoen die pad
van die waarheid belaster word.* 3 Deur hebsug gedrewe, sal hulle
julle met versinde argumente uitbuit.* Hulle vonnis staan reeds lankal
gereed; ja, hulle ondergang talm nie. 4 *Trouens,

as God die engele wat gesondig het, nie gespaar het nie, maar
hulle oorgelewer het deur hulle met boeie in die digte duisternis
van Tartarus[c] te werp en hulle so tot met die oordeel gevange te
hou;
5 en as Hy die destydse wêreld nie gespaar het nie, maar Noag,
die boodskapper van •geregtigheid, saam met sewe ander bewaar
het* toe Hy die vloed oor die goddelose wêreld gebring het;*
6 en as Hy die dorpe van Sodom en Gomorra tot as verbrand
het toe Hy hulle tot vernietiging veroordeel* en van hulle 'n
voorbeeld gemaak het van die dinge wat die goddeloses gaan
tref;
7 *en as Hy die •regverdige Lot, diep gekwel deur die onsedelike
leefwyse van beginsellose mense, gered het 8 — die regverdige
man het, terwyl hy onder hulle gewoon het, op grond van wat hy
gesien en gehoor het, sy regverdige •siel dag in en dag uit oor
hulle wettelose optrede gepynig;

9 dan weet die Here tog baie goed om daardie mense wat 'n
toegewyde lewe lei, uit versoeking te red,* maar ook om die
onregverdiges tot op die dag van oordeel gevange te hou sodat hulle
gestraf kan word* — 10 *veral dié wat agter die besoedelende begeerte
van die natuurlike liggaam aanloop en wat gesag verag.

Hulle is roekelose, arrogante mense, hulle skram nie daarvan weg
om die hemelse wesens te belaster nie; 11 *terwyl selfs engele, wat
daardie wesens tog in sterkte en krag oortref, nie teen hulle 'n klag
van laster voor die Here inbring nie.

12 *Aangesien hierdie mense — soos redelose diere, instinkmatige
wesens, voortgebring net om gevang en geslag te word — oor dinge
laster waaroor hulle onkundig is, sal hulle deur hulle vernietigende
optrede ook vernietig word, 13 en as loon vir onreg sal húlle veronreg
word. Hulle beskou dit as genotvol om helder oordag te fuif. Terwyl

hulle saam met julle feesvier, is hulle skandvlekke wat hulle verlustig
in hulle losbandigheid.* 14 Hulle oë is vol owerspel en hulle kry nie
genoeg van sonde nie; hulle verlei onstandvastige •siele; hulle harte is
geoefen in hebsug; hulle is vervloektes! 15 Omdat hulle die reguit pad
verlaat het, het hulle verdwaal en hulle begewe op die pad van
Bileam, die seun van Bosor, wat lief was vir onregmatige loon.* 16 *Hy
is egter tereggewys vir sy oortreding: 'n Donkie, wat stom is, het, deur
met die stem van 'n mens te praat, 'n einde gemaak aan die profeet se
waansin.

17 Hierdie mense is opgedroogde fonteine, miswolke voortgedryf
deur 'n stormwind,* mense vir wie die diepste duisternis gereed staan.*
18 Want terwyl hulle aanmatigende onsin verkondig, lok hulle deur
onsedelike liggaamlike drange diegene uit wat met moeite ontkom aan
dié wat in dwaling leef — 19 mense wat aan hulle vryheid beloof,
alhoewel hulle self slawe van die verderf is. 'n Mens is immers verslaaf
aan dit waaraan jy toegee.* 20 Trouens, as mense, nadat hulle deur die
kennis van ons Here en Verlosser Jesus •Christus aan die besoedeling
van die wêreld ontsnap het, tog weer daarin verstrik raak en daaraan
toegee, is die einde vir hulle slegter as die begin.* 21 *Dit sou immers
vir hulle beter gewees het as hulle die pad van die •geregtigheid nie
leer ken het nie, as wanneer hulle dit wel leer ken het, net om dan
weer af te wyk van die heilige gebod wat aan hulle oorgelewer is. 22
Op hulle is die waarheid van die volgende gesegdes van toepassing:

"'n Hond keer terug na sy eie braaksel,"* en
"'n Gewaste vark gaan rol weer in die modder."[d]

**Wederkoms**

**3** 1 Hierdie brief, geliefdes, is reeds die tweede een wat ek aan julle
skryf. In beide probeer ek om, deur middel van herinnering, julle
helder denke aan te wakker, 2 *sodat julle die woorde kan onthou wat
voorheen deur die heilige profete uitgespreek is, en ook die opdrag
van ons Here en Verlosser wat julle •apostels deurgegee het.
3 Julle moet veral dit weet: In die laaste dae sal spotters met hulle
gespot opdaag — mense wat hulle lewens volgens hulle eie drange*
inrig 4 en vra: "Wat het geword van die belofte van sy koms? Sedert
die vaders ontslaap[e] het, bly alles steeds soos dit van die begin van die
skepping af was." 5 Hulle ignoreer dit willens en wetens dat daar lank
reeds hemele[f] bestaan, en ook 'n aarde wat deur die woord van God
uit water en deur water tot stand gekom het.* 6 *En deur hierdie dinge
is die destydse wêreld deur water oorstroom en het dit vergaan, 7
maar die huidige hemele en die aarde word deur dieselfde woord vir
vuur opsy gesit; dit word bewaar vir die oordeelsdag en die
vernietiging van die goddelose mense.
8 Laat hierdie een saak egter nie by julle verbygaan nie, geliefdes:
By die Here is een dag soos duisend jaar, en duisend jaar soos een
dag.* 9 Die Here stel nie die belofte uit, soos party mense dink nie.*
Inteendeel, Hy is geduldig met julle, omdat Hy nie wil hê sommige
mense moet verlore gaan nie, maar dat almal tot bekering moet kom.*
10 Die dag van die Here sal egter kom soos 'n dief,* 'n dag waarop die
hemele met 'n gedruis tot 'n einde sal kom en die elemente sal
uitbrand en vergaan, en die aarde en wat daarop gedoen is, ontbloot
sal word.[g] 11 As al hierdie dinge so sal vergaan, watter besondere
mense moet julle dan nie wees nie — mense wat 'n heilige lewe lei en
aan God toegewy is, 12 wat na die aanbreek van die dag van God
uitsien en dit probeer bespoedig. Dit is die dag waarop die hemele,
deurdat dit verbrand word, sal vergaan en die elemente sal uitbrand
en wegsmelt. 13 Maar ons verwag volgens sy belofte nuwe hemele en
'n nuwe aarde* waar •geregtigheid woon.*
14 Daarom, geliefdes, omdat julle hierdie dinge verwag, moet julle
ernstig daarna streef om deur Hom in vrede, vlekkeloos en
onberispelik bevind te word. 15 En beskou die lankmoedigheid van ons
Here as 'n geleentheid tot verlossing,* soos ook ons geliefde broer
Paulus, volgens die wysheid wat aan hom gegee is, aan julle geskryf
het, 16 soos in al sy briewe waarin hy oor hierdie sake praat. Daarin
kom sekere moeilik verstaanbare dinge voor wat onkundige en
onstandvastige mense tot hulle eie ondergang verdraai — soos hulle
ook met die ander geskrifte maak.

17 Julle dan, geliefdes, aangesien julle hierdie dinge vooruit weet —
wees op julle hoede om nie deur die dwaling van beginsellose mense
meegesleur te word* en so julle eie standvastigheid te verloor nie.* 18
Sorg dat julle aanhou groei in die genade en kennis van ons Here en
Verlosser, Jesus •Christus.

**Lofprysing**

Aan Hom behoort die heerlikheid, nou en ook tot op die dag van die ewigheid. •*Amen*.

* **1:2 Mag … word:** 1 Pet 1:2; Jud vs 2

* **1:3 Hom ken … geroep het:** 1 Pet 2:9

* **1:6-7** Gal 5:22-23

**a 1:7 broederliefde:** Liefde vir medegelowiges.

**b 1:10 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **1:12 sal ek … dit reeds:** Jud vs 5

* **1:14 my tentwoning … word:** 2 Kor 5:1

* **1:14 soos … gemaak het:** Joh 21:18-19

* **1:17-18** Matt 17:1-5; Mark 9:2-7; Luk 9:28-35

* **1:21 meegevoer … afkomstig is:** 2 Tim 3:16; 1 Pet 1:11

* **2:1 daar ook … sal wees:** Matt 24:11

* **2:1 die Heer … verloën:** Jud vs 4

* **2:2 deur … belaster word:** Jes 52:5

* **2:3 Deur … uitbuit:** Rom 16:18; 1 Thess 2:5

* **2:4** Jud vs 6,13

**c 2:4 Tartarus:** Volgens die destydse wêreldbeeld 'n plek onderkant die aarde waar die geeste van afgestorwenes vertoef het.

* **2:5 Noag … bewaar het:** Gen 8:18

* **2:5 die vloed … gebring het:** 2 Pet 3:6

* **2:6 en as … veroordeel:** Gen 19:24; Jud vs 7

* **2:7** Gen 19:1-16

* **2:9 dan weet … red:** 1 Kor 10:13

* **2:9 maar ook … kan word:** Jud vs 6

* **2:10** Jud vs 7-8

* **2:11** Jud vs 9

* **2:12** Jud vs 10

* **2:13 Terwyl … losbandigheid:** Jud vs 12

* **2:15 hulle begewe … loon:** Num 22:7; Jud vs 11; Op 2:14

* **2:16** Num 22:28

* **2:17 Hierdie … stormwind:** Jud vs 12

* **2:17 mense vir wie … staan:** Jud vs 13

* **2:19 'n Mens … toegee:** Joh 8:34

* **2:20 is die … begin:** Matt 12:45

* **2:21** Luk 12:47-48

* **2:22 'n Hond … braaksel:** Spr 26:11

**d 2:22 'n Gewaste … modder:** Waarskynlik 'n bekende spreekwoord uit daardie tyd.

* **3:2** Jud vs 17

* **3:3 In die … drange:** Jud vs 18

**e 3:4 ontslaap:** Tegniese term vir Christene wat sterf.

**f 3:5 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **3:5 lank reeds … gekom het:** Gen 1:6-9

* **3:6** Gen 7:11-21; 2 Pet 2:5

* **3:8 By … soos een dag:** Ps 90:4

* **3:9 Die Here … dink nie:** Hab 2:3

* **3:9 omdat Hy … kom:** 1 Tim 2:4

* **3:10 Die dag … dief:** Matt 24:43-44; Luk 12:39-40; 1 Thess 5:2,4; Op 3:3; 16:15

**g 3:10 ontbloot sal word:** Sommige manuskripte lui "verbrand sal word"; ander lui "nie gevind sal word nie". Die oorspronklike lesing kan nie met sekerheid bepaal word nie.

* **3:13 Maar … nuwe aarde:** Jes 65:17; 66:22; Op 21:1

* **3:13 waar … woon:** Jes 60:21; 1 Kor 6:9-10; Op 21:27; 22:15

* **3:15 beskou … verlossing:** Rom 2:4; 2 Pet 3:9

* **3:17** **Julle … te word:** Mark 13:5

* **3:17** **wees op … verloor nie:** 1 Kor 10:12

# DIE EERSTE BRIEF VAN
# JOHANNES

1 2 3 4 5

**Inleiding**

In die laaste jare van die eerste eeu nC het valse leraars na vore gekom wat verkondig het dat Jesus óf nie die Seun van God was nie óf dat Hy nie werklik liggaamlik mens geword het nie. Hierdie dwaling, wat later as die vroeg-Christelike gnostisisme bestempel is, word in *Die Eerste Brief van Johannes* pertinent afgewys (2:22-23; 4:1-3). Dit beteken dat hierdie geskrif eers teen die einde van die eerste eeu geskryf kon gewees het, in elk geval nie vroeër nie as 85 nC. As aanvaar word dat die apostel Johannes die skrywer was, het hy dit waarskynlik geskryf in Efese, die plek waar hy vir die laaste deel van sy lewe gewoon en gewerk het.

Hoewel die skrywer se naam nêrens in die geskrif genoem word nie, was hy volgens oorlewering die apostel Johannes. In die aanhef (1:1-3) maak die skrywer duidelik dat hy Jesus self gesien en gehoor het — en was dus waarskynlik een van die apostels. Die feit dat die geskrif eers teen 85 nC geskryf is, skakel al die ander apostels uit, aangesien Johannes teen daardie tyd die enigste oorlewende apostel was. In watter mate sy leerlinge, die sogenaamde Johannese skool, hom in hierdie skrywe bygestaan het, is moeilik om te bepaal.

Die lesers was gelowiges (5:13) wat teen die valse leer van die vroeë gnostisisme moes weerstand bied (2:26; 5:21). Waarskynlik het hulle gewoon in Klein-Asië, die gebied waarin Johannes gewerk het, want hy het hulle blykbaar goed geken. Hy noem hulle in sy skrywe sy kinders (bv 2:1; 3:7; 4:4), wat daarop dui dat hy in 'n persoonlike herderlike verhouding tot hulle gestaan het.

Hoewel *1 Johannes* tradisioneel as 'n brief beskou is, bevat dit nie die tipiese kenmerke van 'n brief, soos 'n briefaanhef of briefslot, nie. Daarom is dit al beskryf as 'n teologiese traktaat, 'n strydgeskrif of 'n geskrewe preek. Die beste karakterisering is waarskynlik dat dit 'n herderlike skrywe is wat dwaalleer weerlê en van die waarheid oor Christus getuig.

Die tema van *1 Johannes* kan opgesom word as “Deur ons geloof in Jesus Christus, die Seun van God, het ons die ewige lewe.” Hierdie tema, wat ook met die doel van hierdie skrywe saamhang, naamlik om die lesers se sekerheid van geloof te bevestig (5:13), word deurlopend verbind aan motiewe soos die ewige lewe, waarheid (teenoor leuen), uit God gebore wees, ken en weet. So word die ware kennis van die geloof verkondig teenoor die valse kennis van die dwaalleer. Kenmerkend van *1 Johannes* is verder die kragtige “is” en “weet”-uitsprake wat gelowiges se sekerheid moet bevestig.

Die boek kan soos volg ingedeel word:

- 1:1-4 Ooggetuies van die Woord van die lewe
- 1:5 — 2:17 God is lig — lééf in die lig
- 2:18 — 4:6 God is ons Vader — lééf as sy kinders
- 4:7 — 5:4 God is liefde — lééf in die liefde
- 5:5-12 Die Gees is die ware Getuie — glo die getuienis
- 5:13-21 Die sekerheid van die geloof

**Ooggetuies van die Woord van die lewe**

**1** 1 Wat van die begin af was,* wat ons gehoor het, wat ons met ons
oë gesien het, wat ons aandagtig bekyk het en wat ons hande
aangeraak het aangaande die Woord van die Lewe,* dit verkondig ons
aan julle. 2 Dié lewe is geopenbaar, en ons het dit gesien* en ons
getuig daarvan en verkondig aan julle die ewige lewe wat by die
Vader was en aan ons geopenbaar is. 3 Ja, wat ons gesien en gehoor
het, verkondig ons ook aan julle, sodat ook julle aan ons verbonde kan
wees. En ons verbondenheid[a] is aan die Vader en aan sy Seun Jesus
•Christus. 4 Ons skryf hierdie dinge sodat ons blydskap[b] volkome kan
wees.*

**God is lig**

5 Dit is die boodskap wat ons van Hom gehoor het en wat ons aan
julle bekend maak, dat God lig is* en dat daar in Hom geen duisternis
is nie. 6 *As ons sê dat ons aan Hom verbonde is[c] en tog in die
duisternis leef, lieg ons en leef ons nie volgens die waarheid nie;* 7
maar as ons in die lig leef soos wat Hy in die lig is,* is ons aan mekaar
verbonde en reinig die bloed van Jesus, sy Seun, ons van elke sonde.*
8 As ons sê dat ons nie sonde het nie, mislei ons onsself en is die
waarheid nie in ons nie. 9 As ons ons sondes erken — Hy is getrou en
regverdig en daarom sal Hy ons ons sondes vergeef* en ons van alle
kwaad reinig. 10 As ons sê dat ons nie gesondig het nie,[d] maak ons
Hom tot leuenaar en is sy woord nie in ons nie.

### Jesus Christus is ons voorspraak

**2** 1 My kinders, ek skryf hierdie dinge aan julle sodat julle nie moet
sondig nie, en wanneer iemand sondig, het ons Jesus •Christus, die
Regverdige,[e] as Parakleet[f] by die Vader.* 2 *En Hy is die soenoffer[g] vir
ons sondes — nie net vir óns sondes nie maar ook vir dié van die hele
wêreld.

### Gehoorsaamheid aan die gebod van liefde

3 En dít is hoe ons weet dat ons Hom ken: As ons sy opdragte
gehoorsaam. 4 *Iemand wat sê: “Ek ken Hom,” maar sy opdragte nie
gehoorsaam nie, is 'n leuenaar en die waarheid is nie in hom nie; 5
maar wie sy woorde gehoorsaam — in hom het die liefde van God
waarlik volmaak geword,* en hieruit weet ons dat ons in Hom is. 6
*Wie sê dat hy in Hom bly, behoort self ook te leef soos Hy geleef het.
7 *Geliefdes, dit is nie 'n nuwe gebod waaroor ek aan julle skryf nie,
maar 'n ou gebod wat julle van die begin af gehad het.* Die ou gebod
is die woord wat julle gehoor het. 8 Tog is dit 'n nuwe gebod wat ek
aan julle voorskryf,* wat in Hom en in julle 'n werklikheid is, omdat
die duisternis besig is om verby te gaan* en die ware lig reeds skyn.* 9
*Iemand wat sê dat hy in die lig is, maar sy broer[h] haat, is steeds in
die duisternis. 10 Wie sy broer liefhet, bly in die lig en daar is niks wat
hom laat struikel nie.[i] 11 Maar wie sy broer haat, is in die duisternis en
wandel in die duisternis* en weet nie waarheen hy gaan nie,* omdat
die duisternis sy oë blind gemaak het.

### Woorde van bemoediging

12 Ek skryf aan julle, kinders,
omdat julle sondes vergewe is op grond van sy Naam.*
13 Ek skryf aan julle, vaders,
omdat julle Hom ken wat van die begin af was.*
Ek skryf aan julle, jong mense,
omdat julle die Bose oorwin het.
14 Ek skryf aan julle, kinders,
omdat julle die Vader ken.
Ek skryf aan julle, vaders,
omdat julle Hom ken wat van die begin af was.
Ek skryf aan julle, jong mense,
omdat julle sterk is en die woord van God in julle bly
en julle die Bose oorwin het.

15 Moenie die wêreld of wat in die wêreld is, liefhê nie. As iemand

die wêreld liefhet, is die liefde van die Vader nie in hom nie,* 16 want
alles in die wêreld — die liggaamlike begeerte,j die begeerte na dit
wat die oë sien,k aanstellery op grond van besittings* — is nie uit die
Vader nie, maar uit die wêreld. 17 En die wêreld en sy begeertes gaan
verby,* maar wie die wil van God doen, bly tot in ewigheid.*

#### Die antichriste

18 Kinders, dit is die laaste uur. Soos julle gehoor het, kom die
Antichris, en nou is daar reeds baie antichriste;* hieraan weet ons dat
dit die laaste uur is. 19 Hulle het uit ons geledere gekom, maar hulle
was nie werklik deel van ons nie;* want as hulle werklik deel van ons
was, sou hulle by ons gebly het. Maar dit moes duidelik word dat nie
een van hulle deel van ons is nie.* 20 *Maar julle is deur die Heilige
gesalf en julle almal weet dit.l 21 Ek skryf nie aan julle omdat julle die
waarheid nie ken nie, maar omdat julle dit ken en omdat daar geen
leuen uit die waarheid kom nie. 22 *Wie is die leuenaar anders as hy
wat ontken dat Jesus die •Christus is? Hý is die antichrism wat die
Vader en die Seun ontken. 23 *Elkeen wat die Seun ontken, het nie die
Vader nie; wie die Seun bely, het ook die Vader. 24 Wat julle betref:
Wat julle van die begin af gehoor het, moet in julle bly. As dit wat
julle van die begin af gehoor het in julle bly, sal julle ook in die Seun
en in die Vader bly. 25 *En dít is die belofte wat Hy aan ons gemaak
het: die ewige lewe. 26 Hierdie dinge skryf ek aan julle aangaande
daardie mense wat probeer om julle te mislei.

27 Maar wat julle betref: die salwing wat julle van Hom ontvang het,
bly in julle, en daarom hoef niemand julle te onderrig nie.* Maar
omdat sy salwing julle oor alles onderrig, en omdat dit die waarheid is
en nie 'n leuen nie,* bly in Hom net soos Hy julle onderrig het.

#### Kinders van God

28 En nou, kinders, bly in Hom, sodat ons vrymoedigheid kan hê
wanneer Hy verskyn* en nie met sy wederkoms deur Hom in die
skande gestel word nie. 29 *As julle weet dat Hy regverdig is, weet
julle ook dat elkeen wat doen wat reg is, uit Hom gebore is.

**3** 1 Kyk watter groot liefde die Vader aan ons bewys het, dat ons
kinders van God* genoem kan word. En dit is ons ook.[n] Die wêreld
ken ons nie, omdat hulle Hom nie leer ken het nie.* 2 Geliefdes, nou is
ons kinders van God, maar dit is nog nie geopenbaar wat ons sal wees
nie. Wat ons weet, is dat wanneer Hy verskyn, ons soos Hy sal wees,*
omdat ons Hom sal sien soos Hy is. 3 En elkeen wat hierdie vaste hoop
op Hom het, hou homself rein, net soos Hy rein is. 4 Elkeen wat sonde
doen,* beoefen ook wetteloosheid, want sonde is wetteloosheid. 5 Julle
weet dat Hy verskyn het om die sondes weg te neem,* en in Hom is
daar geen sonde nie.[o] 6 Elkeen wat in Hom bly,* sondig nie meer nie;
elkeen wat aanhou sondig, het Hom nie gesien en Hom nie leer ken
nie.

7 Kinders, laat niemand julle mislei nie: wie doen wat reg is, is
regverdig,* soos Hy regverdig is. 8 Wie sonde doen, is uit die duiwel,
omdat die duiwel van die begin af sondig.* Hiervoor het die •Seun van
God verskyn: om die dade van die duiwel te vernietig. 9 Elkeen wat uit
God gebore is, doen nie meer sonde nie,* omdat God se saad in hom
bly, en hy kan nie meer aanhou sonde doen nie, omdat hy uit God
gebore is. 10 Hieraan is dit duidelik wie kinders van God* en wie
kinders van die duiwel is: Wie nie doen wat reg is nie, is nie uit God
nie. Dieselfde geld vir iemand wat nie sy broer liefhet nie.

### Liefde in plaas van haat

11 *Want dit is die boodskap wat julle van die begin af gehoor het:
Dat ons mekaar moet liefhê; 12 nie soos Kain, wat uit die Bose was en
sy broer vermoor het* nie. En waarom het hy hom vermoor? Omdat sy
dade sleg was en dié van sy broer regverdig.

13 Moenie verbaas wees, broers,[p] as die wêreld julle haat nie.* 14
Ons weet dat ons uit die dood oorgegaan het na die lewe,* omdat ons
ons broers liefhet. Wie nie liefhet nie, bly in die dood.* 15 Elkeen wat
sy broer haat, is 'n moordenaar,* en julle weet dat geen moordenaar
die ewige lewe blywend in hom het nie.* 16 Hieraan ken ons die liefde:
dat Hy vir ons sy lewe afgelê het.* Ook ons behoort ons lewe vir ons
broers af te lê.* 17 *Hoe bly die liefde van God in iemand wat genoeg
aardse besittings het en sy broer sien gebrek ly, maar sy hart[q] nogtans
vir hom toesluit?

18 *Kinders, ons moenie net met woorde, met die tong, liefhê nie,
maar met die daad, ten volle. 19 En hieraan sal ons weet dat ons uit
die waarheid kom en met 'n geruste gewete[r] voor God kan staan: 20
Wanneer ons gewete ons aankla, God is groter as ons gewete en Hy
weet alles. 21 Geliefdes, as ons gewete ons nie aankla nie, kan ons met
vrymoedigheid voor God staan. 22 En wat ons ook al vra, ontvang ons

van Hom,* omdat ons sy opdragte gehoorsaam en doen wat vir Hom aangenaam is. **23** En dit is sy opdrag: Dat ons in die Naam van sy Seun, Jesus •Christus, moet glo* en mekaar moet liefhê volgens die opdrag wat Hy aan ons gegee het.* **24** En wie sy opdragte gehoorsaam, bly in Hom, en Hy in hulle. En hieraan weet ons dat Hy in ons bly: deur die Gees wat Hy aan ons gegee het.*

**Die gees van waarheid en die gees van dwaling**

**4** 1 Geliefdes, moenie elke gees glo nie, maar toets die geeste* of
hulle van God kom, want daar is reeds baie vals profete in die
wêreld.* 2 Hieraan ken julle die Gees van God: Elke gees wat bely dat
Jesus •Christus as mens gekom het, is uit God,* 3 en elke gees wat dit
nie van Jesus bely nie, is nie uit God nie, maar is die gees van die
Antichris,* van wie julle gehoor het dat hy kom en wat nou reeds in
die wêreld is.* 4 Julle, kinders, is uit God en het hulle oorwin, omdat
Hy wat in julle is, groter is as hy wat in die wêreld is.* 5 *Hulle is uit
die wêreld en daarom praat hulle soos die wêreld en luister die wêreld
na hulle. 6 Ons is uit God, en wie God ken, luister na ons.* Wie nie uit
God is nie, luister nie na ons nie. Hieruit ken ons die gees van die
waarheid en die gees van die dwaling.

**God is liefde**

7 Geliefdes, laat ons mekaar liefhê, want die liefde is uit God en
elkeen wat liefhet, is uit God gebore en ken God. 8 Wie nie liefhet nie,
het God nie leer ken nie, want God is liefde.* 9 *Hierin is die liefde van
God aan ons geopenbaar: dat God sy enigste Seuns na die wêreld
gestuur het sodat ons deur Hom kan leef. 10 *Hierin bestaan die liefde:
nie dat ons God liefgehad het nie, maar dat Hy ons liefgehad het en sy
Seun gestuur het as soenoffer vir ons sondes.*
11 *Geliefdes, as God ons so liefgehad het, behoort ook óns mekaar
lief te hê. 12 Niemand het God ooit aanskou nie.* As ons mekaar
liefhet, bly God in ons en het sy liefde in ons tot vervulling gekom.* 13
*Hieraan weet ons dat ons in Hom bly en Hy in ons: Hy het ons aan sy
Gees laat deel kry. 14 En ons het dit aanskou en ons getuig daarvan dat
die Vader die Seun as Verlosser van die wêreld gestuur het.* 15 Wie
ook al bely dat Jesus die •Seun van God is,* God bly in hom en hy in
God. 16 Ons ken en vertrou die liefde wat God vir ons het.
God is liefde.* En wie in die liefde bly, bly in God en God bly in
hom. 17 Hierin het die liefde onder ons tot vervulling gekom:* Ons sal
op die oordeelsdag vrymoedigheid hê, omdat ons, soos Jesus, in
hierdie wêreld is. 18 In die liefde is daar geen vrees nie. Inteendeel,
volmaakte liefde dryf die vrees na buite; want vrees het te doen met
straf, en wie vrees, het nie volmaak geword in die liefde nie. 19 Ons
het lief omdat Hy ons eerste liefgehad het. 20 As iemand sê "Ek het
God lief" en sy broer haat, is hy 'n leuenaar. Want wie sy broer wat hy
sien nie liefhet nie, kan nie God liefhê wat hy nie sien nie. 21 *En dit is
die gebod wat ons van Hom ontvang het: Wie God liefhet, moet ook sy
broer liefhê.

### Liefde en geloof

**5** 1 Elkeen wat glo dat Jesus die •Christus is, is uit God gebore,* en
elkeen wat die Vader liefhet, het ook almal lief wat uit Hom gebore
is.* 2 Hieraan weet ons dat ons die kinders van God liefhet: wanneer
ons God liefhet en sy gebooie nakom. 3 Want dit is die liefde vir God,
dat ons sy opdragte gehoorsaam,* en sy opdragte is nie 'n swaar las
nie;* 4 want elkeen wat uit God gebore is, oorwin die wêreld; en dít is
die oorwinning wat die wêreld oorwin, ons geloof.

### Die ware Getuie oor die Seun

5 *Wie anders oorwin die wêreld as hy wat glo dat Jesus die •Seun
van God is? 6 Hy, Jesus •Christus, is die Een wat deur water en bloed[t]
gekom het* — nie net deur die water nie, maar deur die water én die
bloed. Die Gees is die Een wat getuig, want die Gees is die waarheid. 7
*Want daar is drie wat getuig:[u] 8 die Gees en die water en die bloed,
en hierdie drie is dit eens. 9 As ons die getuienis van mense* aanvaar
— die getuienis van God* is vir seker groter, omdat dit die getuienis
van God is wat Hy oor sy Seun gelewer het. 10 Wie in die Seun van
God glo, besit die getuienis in homself;* wie God nie glo nie, het Hom
tot leuenaar gemaak omdat hy nie die getuienis geglo het wat God oor
sy Seun gelewer het nie. 11 En dit is die getuienis: dat God die ewige
lewe vir ons gegee het, en dié lewe is in sy Seun. 12 *Wie die Seun het,
het die lewe; wie die Seun van God nie het nie, het nie die lewe nie.

### Die sekerheid van geloof

13 *Dit het ek aan julle geskryf sodat julle kan weet dat julle die
ewige lewe het, julle wat in die Naam van die •Seun van God glo. 14
*En dit is die vrymoedigheid wat ons voor Hom het: Dat Hy ons
gebede verhoor as ons iets volgens sy wil vra. 15 En as ons weet dat Hy
ons verhoor in alles wat ons vra, weet ons dat ons alles ontvang wat
ons van Hom vra. 16 As iemand sy broer 'n sonde sien doen wat nie tot
die dood lei nie, moet hy bid en God sal aan hom, ja, aan hulle wat
sonde doen wat nie tot die dood lei nie, die lewe gee. Daar is 'n sonde
wat tot die dood lei;[v] ek sê nie dat hy daaroor moet bid nie. 17 Elke
onreg is sonde, maar daar is sonde wat nie tot die dood lei nie.

18 Ons weet dat niemand wat uit God gebore is, aanhou sonde doen
nie,* maar Hy wat uit God gebore is,[w] beskerm hom,[x] en die Bose kan
hom niks aandoen nie.* 19 Ons weet dat ons uit God is en dat die hele
wêreld in die mag van die Bose[y] is. 20 En ons weet dat die Seun van
God gekom het en aan ons verstand gegee het sodat ons die
Waaragtige kan ken, en ons is in die Waaragtige, in sy Seun, Jesus

•Christus. Hy is die ware God en die ewige lewe.* 21 *My kinders,
beskerm julleself teen die afgode.

* **1:1 Wat … was:** Joh 1:1-2; 1 Joh 2:13-14

* **1:1 Woord … Lewe:** Joh 1:1; 4:14

* **1:2 Dié … gesien:** Joh 1:14

**a 1:3 aan ons … verbondenheid:** Letterlik 'met ons gemeenskap kan hê; en ons gemeenskap …'

**b 1:4 ons blydskap:** In sommige manuskripte staan "julle blydskap".

* **1:4 ons blydskap … wees:** Joh 15:11; 16:24

* **1:5 God lig is:** 1 Tim 6:16; Jak 1:17

* **1:6** 1 Joh 2:4

**c 1:6 verbonde is:** Die bronteks lui "gemeenskap het".

* **1:6 in die … waarheid nie:** Joh 3:21

* **1:7 as … lig is:** Jes 2:5; Jes 9:1

* **1:7 reinig … sonde:** Heb 9:14; Op 1:5; 7:14

* **1:9 As … vergeef:** Ps 32:5; Spr 28:13

**d 1:10 nie gesondig … nie:** Die bronteks kan ook vertaal word "nie in sonde leef nie".

**e 2:1 Regverdige:** Dit is iemand wie se saak reg is voor God.

**f 2:1 Parakleet:** Die Griekse woord verwys na iemand wat geroep is om bystand te verleen — 'n voorspraak, 'n pleitbesorger, 'n trooster, 'n helper.

* **2:1 Jesus … Vader:** Rom 8:34; Heb 7:25; 9:24

* **2:2** Joh 1:29; Kol 1:20; 1 Joh 4:10,14

**g 2:2 soenoffer:** Kan ook met "versoening" vertaal word.

* **2:4** 1 Joh 1:6

* **2:5 maar … geword:** Joh 14:21,23; 1 Joh 5:3; **in hom … geword:** 1 Joh 4:12,17

* **2:6** Joh 13:15; 1 Pet 2:21

* **2:7** 2 Joh vs 5-6

* **2:7 ou gebod … gehad het:** 1 Joh 2:24; 3:11

* **2:8 nuwe … voorskryf:** Joh 13:34

* **2:8 die duisternis … gaan:** Rom 13:12

* **2:8 die ware … skyn:** Joh 1:9

* **2:9** 1 Joh 2:11; 3:10,15; 4:20

**h 2:9 broer:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**i 2:10 daar … struikel nie:** Letterlik 'is daar nie 'n struikelblok in hom nie'; vgl Ps 119:165; Rom 14:13.

* **2:11 Maar … wandel in die duisternis:** 1 Joh 2:9

* **2:11 wandel … gaan nie:** Joh 12:35

* **2:12 julle sondes … Naam:** Ps 25:11; 1 Kor 6:11

* **2:13-14 Hom … was:** Joh 1:1-2; 1 Joh 1:1

* **2:15 As … hom nie:** Rom 8:7; Jak 4:4

**j 2:16 liggaamlike begeerte:** Letterlik 'begeerte van die vlees'; vgl Rom 13:14; Ef 2:3; 1 Pet 2:11.

**k 2:16 begeerte … sien:** Letterlik 'begeerte van die oë'; vgl Spr 27:20.

* **2:16 aanstellery … besittings:** Jak 4:16

* **2:17 die wêreld … verby:** 1 Kor 7:31

* **2:17 maar … ewigheid:** Matt 7:21

* **2:18 Soos … antichriste:** Matt 24:5,24

* **2:19 Hulle … ons nie:** Hand 20:30

* **2:19 Maar dit … is nie:** 1 Kor 11:19

* **2:20** 1 Joh 2:27

**l 2:20 almal … dit:** In sommige manuskripte staan "en julle weet alles".

* **2:22** 1 Joh 4:3; 2 Joh vs 7

**m 2:22 antichris:** Sluit almal in wat die Vader en die Seun ontken.

* **2:23** Joh 5:23; 15:23; 1 Joh 4:15; 5:1; 2 Joh vs 9

* **2:25** Joh 3:15; 6:40

* **2:27 hoef … onderrig nie:** Jer 31:34

* **2:27 die salwing wat … leuen nie:** Joh 14:26; 16:13

* **2:28 bly … verskyn:** 1 Joh 4:17

* **2:29** 1 Joh 3:10

* **3:1 kinders … God:** Joh 1:12-13; 1 Joh 3:10

**n 3:1 En … ook:** In sommige manuskripte ontbreek hierdie woorde.

* **3:1 hulle Hom … het nie:** Joh 16:3

* **3:2 ons soos … wees:** 2 Kor 3:18; Fil 3:21

* **3:4 wat … doen:** Matt 7:23

* **3:5 die sondes … neem:** Joh 1:29; 1 Pet 2:24; 1 Joh 2:2; 4:10

**o 3:5 in Hom … sonde nie:** Toespeling op Jes 53:9 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 8:46; 2 Kor 5:21; Heb 4:15; 7:26; 9:14; 1 Pet 1:19; 2:22; 3:18.

* **3:6 Elkeen … bly:** Rom 6:2,14; 1 Joh 3:9

* **3:7 wie … regverdig:** 1 Joh 2:29

* **3:8 Wie … sondig:** Joh 8:44

* **3:9 Elkeen … sonde nie:** 1 Joh 5:18

* **3:10 kinders … God:** Joh 1:12-13; 1 Joh 3:1

* **3:11** Joh 13:34; 15:12,17; 2 Joh vs 5

* **3:12 Kain … vermoor het:** Gen 4:8

**p 3:13 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3:13 die wêreld … haat nie:** Joh 15:18-19; 17:14

* **3:14 ons uit … lewe:** Joh 5:24

* **3:14 Wie … dood:** 1 Joh 2:11

* **3:15 Elkeen … moordenaar:** Matt 5:21-22

* **3:15 geen … het nie:** Gal 5:20-21; Op 21:8

* **3:16 dat Hy … afgelê het:** Joh 13:1; 15:13; Gal 2:20; 1 Tim 2:6; Tit 2:14

* **3:16 ons behoort … af te lê:** Fil 2:17; 1 Thess 2:8

* **3:17** Deut 15:7-8; Spr 21:13

**q 3:17 sy hart:** Letterlik 'sy ingewande'. Dit is in die oudheid as setel van die mens se gevoel beskou.

* **3:18** Jak 2:15-16

**r 3:19 gewete:** Letterlik 'hart', maar hier gaan dit om die aspek van ons innerlike wat ons van skuld of onskuld oortuig, naamlik ons gewete; vgl 1 Joh 3:21.

* **3:22 wat ons … van Hom:** Matt 21:22; Mark 11:24; Joh 14:13; 15:7; 16:23-24

* **3:23 dit is … glo:** Joh 6:29

* **3:23 mekaar … het:** Joh 13:34; 15:12,17

* **3:24 hieraan … het:** Rom 8:9; 1 Joh 4:13

* **4:1 toets … geeste:** 1 Thess 5:21

* **4:1 daar … wêreld:** Matt 7:15; 1 Joh 2:18; 2 Joh vs 7

* **4:2 Elke … uit God:** 1 Kor 12:3

* **4:3 elke … Antichris:** 2 Joh vs 7

* **4:3 die Antichris … wêreld is:** 1 Joh 2:18

* **4:4 Hy … wêreld is:** Matt 12:29

* **4:5** Joh 15:19

* **4:6 wie God … na ons:** Joh 8:47

* **4:8 God is liefde:** 1 Joh 4:16

* **4:9** Joh 3:16

**s 4:9 enigste Seun:** Die bronteks kan ook vertaal word "Seun enig in sy soort".

* **4:10** Rom 5:8,10

* **4:10 sy Seun … sondes:** 1 Joh 2:2

* **4:11** Matt 18:33

* **4:12 Niemand … nie:** Joh 1:18

* **4:12 het sy … gekom:** 1 Joh 2:5; 4:17

* **4:13** Rom 8:9; 1 Joh 3:24

* **4:14 die Vader … gestuur het:** Joh 3:17

* **4:15 Jesus … God is:** 1 Joh 5:5

* **4:16 God is liefde:** 1 Joh 4:8

* **4:17 Hierin … gekom:** 1 Joh 2:5; 4:12

* **4:21** Matt 5:44-45; Mark 12:29-31

* **5:1 Elkeen … God gebore:** 1 Joh 4:15

* **5:1 elkeen … gebore is:** 1 Pet 1:22-23

* **5:3 Want … gehoorsaam:** Joh 14:15,23-24; 2 Joh vs 6

* **5:3 sy opdragte is … las nie:** Deut 30:11; Matt 11:30

* **5:5** Rom 8:37; 1 Joh 4:4

**t 5:6 water … bloed:** Slegs enkele laat manuskripte lui "deur die water en die bloed en die Gees".

* **5:6 Hy … gekom het:** Joh 19:34

* **5:7** Joh 15:26

**u 5:7-8 Want … drie wat getuig:** Enkele laat manuskripte voeg by "… in die hemel: die Vader, die Woord en die Heilige Gees, en hierdie drie is een. En daar is drie wat getuig op die aarde".

* **5:9 ons die getuienis … mense:** Joh 5:32-34

* **5:9 die getuienis van God:** Joh 5:37; 8:18

* **5:10 Wie … homself:** Rom 8:16; Gal 4:6

* **5:12** Joh 3:36

* **5:13** Joh 20:31

* **5:14** Matt 7:7; Joh 14:13; 15:7,16; 16:23; 1 Joh 3:21-22

**v 5:16 Daar … lei:** Letterlik 'Daar is 'n sonde tot die dood'; vgl Matt 12:31; Heb 6:4-6.

* **5:18 niemand … doen nie:** 1 Joh 3:9

**w 5:18 Hy … is:** Naamlik Jesus Christus.

**x 5:18 Hy … beskerm hom:** Sommige manuskripte lui “Wie uit God gebore is, bewaar homself.”

* **5:18 Hy … aandoen nie:** Joh 17:15

**y 5:19 in … Bose:** Letterlik ‘in die Bose’.

* **5:20 sodat … lewe:** Joh 17:3

* **5:21** 1 Kor 10:14

# DIE TWEEDE BRIEF VAN
# JOHANNES

1

**Inleiding**

Indien aanvaar word dat die apostel Johannes die skrywer was, is *Die Tweede Brief van Johannes,* net soos *1 Johannes,* waarskynlik in Efese geskryf, waar Johannes tussen 85 en 95 nC op gevorderde leeftyd nog gewerk het.

Die skrywer noem nie sy naam nie, maar stel homself slegs as “die Oudste” bekend. Waarskynlik het die apostel Johannes, as die laaste lewende apostel en as gevolg van die hoë ouderdom waarop hy steeds werksaam was, by die destydse gelowiges onder hierdie benaming bekend gestaan.

Die brief is gerig aan “die uitverkore vrou en haar kinders” (vs 1). Klaarblyklik is hierdie benaming 'n verskuilde manier om na 'n plaaslike gemeente met sy lidmate te verwys. Dit was vermoedelik nodig as gevolg van die vervolging van Christene in Klein-Asië tydens die bewind van keiser Domitianus gedurende die laaste twee dekades van die eerste eeu.

*2 Johannes* is 'n kort briefie wat die tipiese trekke van die eerste-eeuse briefstyl vertoon. In die brief word aan die gemeente raad gegee oor praktiese aangeleenthede, onder meer oor hoe hulle rondreisende predikers moet ontvang.

Soos in *1 Johannes,* kom die woorde “waarheid” en “liefde” by herhaling ook in *2 Johannes* voor. Met hierdie twee woorde beklemtoon die brief hoe gelowiges in liefde en in waarheid teenoor mekaar moet leef, en ook gasvry en met liefde teenoor reisende predikers moet optree. Ware liefde gaan egter nie net gepaard met waarheid (vs 2) nie, maar ook met gehoorsaamheid (vs 6). Liefde beteken dus nie die gasvrye ontvangs van valse predikers wat die waarheid oor Christus verdraai nie (vs 10-11).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1-3 Briefaanhef
4-6 'n Lewe in waarheid en in liefde
7-11 Waak teen dwaalleer en dwaalleraars
12-13 Mededelings en groete

**1** 1 Die Oudste[a]

aan die uitverkore vrou en haar kinders, wat ek in die waarheid
liefhet* — en nie net ek nie, maar ook almal wat die waarheid leer
ken het — 2 op grond van die waarheid wat in ons bly en vir ewig met
ons sal wees:
3 Die genade, barmhartigheid en vrede van God, die Vader, en van
Jesus •Christus, die Seun van die Vader, sal met ons wees — in
waarheid en liefde.

**'n Lewe in waarheid en liefde**

4 Ek was baie bly dat ek van jou kinders teengekom het wat die pad
van waarheid loop,* in ooreenstemming met 'n gebod wat ons van die
Vader ontvang het. 5 En nou vra ek jou, vrou, nie as 'n nuwe gebod
wat ek aan jou skryf nie, maar as een wat ons van die begin af gehad
het,* dat ons mekaar moet liefhê.* 6 En dit is die liefde: dat ons
volgens sy opdragte leef.* Dit is die opdrag wat julle van die begin
gehoor het: dat julle daarvolgens moet leef.

**Waak teen dwaalleer en dwaalleraars**

7 Want baie verleiers het in die wêreld na vore gekom* — dié wat
nie bely dat Jesus •Christus as mens gekom het nie. So iemand is die
verleier en die Antichris.* 8 Let daarop dat julle nie verloor wat ons
deur harde werk verkry het nie, maar eerder 'n volle loon ontvang. 9
Elkeen wat nie by die leer van Christus bly nie, maar verder as dit
gaan, het God nié; wie by die leer bly, hý het die Vader sowel as die
Seun.* 10 As iemand na julle kom en nie hierdie leer oordra nie, moet
julle hom nie in julle huis ontvang nie* en hom nie groet nie. 11 Want
wie hom groet, het aandeel aan sy bose werke.

**Mededelings en groete**

12 Hoewel ek baie het om aan julle te skryf, wou ek dit nie met ink
op papirus doen nie,* maar ek hoop om na julle te kom en van
aangesig tot aangesig te praat,* sodat ons blydskap volkome kan
wees.
13 Die kinders van jou uitverkore suster groet jou.

**a 1 Oudste:** 'n Liefdevolle, eerbiedige bynaam vir Johannes op sy oudag. Sommige vertaal dit met “ouderling”.

* **1 ek … liefhet:** 3 Joh vs 1

* **4 Ek … loop:** 3 Joh vs 3

* **5 nie as … gehad het:** 1 Joh 2:7; 2:24; 3:11

* **5 ons … liefhê:** Lev 19:18; Joh 13:34; 15:12,17; 1 Joh 3:11

* **6 dit is … opdragte leef:** Joh 14:15,23-24; 1 Joh 5:3

* **7 baie … na vore gekom:** Matt 7:15; 1 Joh 2:18; 4:1

* **7 dié … Antichris:** 1 Joh 4:3

* **9 wie … Seun:** 1 Joh 2:23; 4:15

* **10 As … ontvang nie:** Rom 16:17; Ef 5:11; 2 Thess 3:6

* **12 Hoewel … doen nie:** 3 Joh vs 13

* **12 van … praat:** Num 12:8; 3 Joh vs 14

# DIE DERDE BRIEF VAN
# JOHANNES

1

**Inleiding**

As gevolg van baie ooreenkomste tussen *2 Johannes* en *3 Johannes* word algemeen aanvaar dat albei briewe ongeveer dieselfde tyd op dieselfde plek geskryf is, naamlik tussen 85 en 95 nC in Efese.

Soos by *2 Johannes,* stel die skrywer homself as “die Oudste” bekend. Hierdie benaming verwys waarskynlik na die bejaarde apostel Johannes.

Die brief is gerig aan 'n persoon met die naam Gaius (vs 1). Dit blyk dat hierdie Gaius 'n gewaardeerde gemeentelid was (vs 1-3) wat klaarblyklik in staat was om besoekers te huisves (vs 5-8).

*3 Johannes* is 'n kort briefie wat die tipiese trekke van die eerste-eeuse briefstyl vertoon. Dit bevat raad aan Gaius oor 'n baie praktiese aangeleentheid, naamlik die betoning van gasvryheid aan rondreisende predikers, en betreur die optrede van Diotrefes in hierdie verband.

Net soos in die ander briewe van Johannes, kom die woord “waarheid” herhaaldelik in *3 Johannes* voor (vs 1,3,4,8,12). Deur predikers van die waarheid in liefde te ontvang en te help, word ons medewerkers van die waarheid (vs 5-8).

Die boek kan soos volg ingedeel word:

1 Briefaanhef
2-4 Voorbidding en blydskap
5-8 Gaius se gasvryheid
9-12 Die optrede van Diotrefes en Demetrius
13-15 Mededelings en groete

**1** 1 Die Oudste[a]
aan die geliefde Gaius, wat ek in die waarheid liefhet.[*]

**Voorbidding en blydskap**

2 Geliefde, ek bid dat jy gesond mag wees en dat dit in alle opsigte
met jou goed mag gaan, soos dit met jou •siel goed gaan. 3 Want ek
was baie bly toe hier broers[b] kom en oor jou waarheid getuig, hoe jy
die pad van waarheid loop.[*] 4 Groter blydskap as dit het ek nie, dat ek
hoor dat my kinders die pad van waarheid loop.

**Gaius se gasvryheid**

5 Geliefde, jy tree getrou op in wat jy ook al vir die broers[c] doen, en
dít terwyl hulle vir jou •vreemdelinge is. 6 Hulle het voor die gemeente
van jou liefde getuig. Jy sal goed doen as jy hulle voorthelp op 'n
manier wat God waardig ag.[*] 7 Want ter wille van die Naam het hulle
uitgegaan, sonder om iets van die heidene te ontvang.[*] 8 Ons behoort
sulke mense daarom goed te ontvang, sodat ons medewerkers van die
waarheid kan wees.

**Die optrede van Diotrefes en Demetrius**

9 Ek het hieroor aan die gemeente geskryf, maar Diotrefes, wat
graag die belangrikste onder hulle wil wees, gee nie aan ons erkenning
nie. 10 Daarom sal ek, wanneer ek kom, julle herinner aan die dade
wat hy doen. Hy versprei slegte stories oor ons, en asof dit vir hom nie
genoeg is nie, ontvang hy self die broers[d] nie goed nie. Boonop
verhinder hy ook nog diegene wat dit wil doen en dryf hulle uit die
gemeente uit.
11 Geliefde, moenie die kwaad navolg nie, maar die goeie. Wie goed
doen, is uit God;[*] wie kwaad doen, het God nie gesien nie.[*] 12 Oor
Demetrius is deur almal positief getuig, ook deur die waarheid self.
Ook ons getuig, en jy weet dat ons getuienis waar is.[*]

**Mededelings en groete**

13 [*]Ek het baie dinge gehad om aan jou te skryf, maar wil dit nie
met pen en ink vir jou skryf nie. 14 Ek hoop egter om jou gou te sien,
en ons sal van aangesig tot aangesig praat.[*]
15 Vrede vir jou. Jou vriende stuur vir jou groete. Groet die vriende
by die naam.

**a 1 Oudste:** 'n Liefdevolle, eerbiedige bynaam vir Johannes op sy oudag. Sommige vertaal dit met “ouderling”.

* **1 ek ... liefhet:** 2 Joh vs 1

**b 3 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **3 die pad ... loop:** 2 Joh vs 4

**c 5 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **6 Jy ... ag:** Tit 3:13

* **7 sonder ... ontvang:** 1 Kor 9:12,15

**d 10 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **11 Wie goed ... uit God:** 1 Joh 2:29; 3:6,9

* **11 wie kwaad ... gesien nie:** 1 Joh 3:6,10

* **12 ons getuienis ... is:** Joh 19:35; 21:24

* **13** 2 Joh vs 12

* **14 ons ... praat:** Num 12:8; 2 Joh vs 12

# DIE OPENBARING
## AAN JOHANNES

1 2 3 4 5 6 7 8 9 10 11 12 13 14 15 16 17 18 19 20 21 22

**Inleiding**

Die naam van die boek word afgelei uit die eerste vers: “Die openbaring *van* Jesus Christus ... *aan* Johannes.” Die woord “openbaring” is afgelei uit die Griekse woord *apokalupsis,* wat vertaal kan word as “onthulling”, “bekendmaking” of “openbaring”.

*Openbaring* het waarskynlik teen ongeveer 95 nC, gedurende die regeertyd van keiser Domitianus, ontstaan. Volgens 1:9 was die skrywer op die eiland Patmos toe hy die visioene vir die boek gesien het.

Die skrywer van *Openbaring* stel homself voor as Johannes (1:2,4,9). Volgens oorlewering was hy die dissipel Johannes, seun van Sebedeus, wat sy laaste lewensjare in Efese deurgebring het. Sommige geleerdes meen dat die skrywer 'n rondgaande apokaliptiese profeet in Klein-Asië kon gewees het.

Die eerste historiese lesers of hoorders van die boek *Openbaring* was die gemeentes in Klein-Asië (1:4), gewikkel in 'n krisis, uitgelok deur die Jode en vervolg deur die Romeinse owerheid.

*Openbaring* kan tegelyk as 'n *brief* (Johannes se herderlike skrywe aan die gemeentes in Klein-Asië), 'n *profesie* (die bekendmaking van God se wil) en 'n *apokalips* ('n geskrif waarin God se optrede onthul word) beskou word. Die doel van die boek is om gelowiges wat vervolg en verdruk word te troos en te bemoedig met die versekering dat God oor alles en almal bly regeer totdat Hy uiteindelik alles volmaak nuut sal maak. Terselfdertyd word *Openbaring* aangebied as 'n *dramatiese vertelling* van visoene wat deur middel van simboliek, beeldspraak en retoriek gelowiges begelei na die wederkoms van Jesus Christus.

*Openbaring* is sterk trinitaries ingestel. *God* word beskryf as die Heerser op sy troon in die hemel (4:1). Hy regeer oor alles en almal, ook oor die huidige wêreldgeskiedenis: Hy tref die goddeloses met sy oordeel (die seëls, trompette en bakke), maar merk die gelowiges wat volhard simbolies as sy eiendom, op grond van die offerdood van Jesus Christus. *Christus* is die betroubare getuie wat as die geslagte Lam waardig is om die seëls van die boekrol wat die verdere verloop van die wêreldgeskiedenis bepaal, een vir een oop te breek (5:1-14). Hy sal ook, nadat Hy die finale oorwinning oor Satan, die Antichris en die Vals Profeet behaal het, as bruidegom sy bruid laat aansit by die bruilofsfees, om dan vir altyd volmaak by God in die Nuwe Jerusalem te woon. Die *Heilige Gees,* voorgestel as die sewe Geeste (1:4), vestig die erkenning van God se alleenheerskappy op aarde deur die getuienis van die gelowiges, ten spyte van die fel aanslag van die antichristelike magte. Die eskatologiese boodskap van *Openbaring,* gerig op die eindtyd, loop uit op die wederkoms van Christus — die klimaks waarheen alles en almal op pad is.

Die boek kan ingedeel word, óf in sewe hoofdele, óf vanuit die hoek van 'n dramatiese vertelling (verhaal).

In sewe hoofdele:

- 1:1-20 Inleiding
- 2:1 — 3:22 Deel 1: Sewe briefboodskappe
- 4:1 — 8:5 Deel 2: Sewe seëls van oordeel

8:6 — 11:19 Deel 3: Sewe trompette van oordeel
12:1 — 14:20 Deel 4: Optrede van Satan (draak), die Antichris en die Vals Profeet
15:1 — 16:21 Deel 5: Sewe bakke van oordeel
17:1 — 19:10 Deel 6: Val van Babilon (Rome)
19:11 — 22:5 Deel 7: Finale oorwinning en aanbreek van die nuwe bedeling
22:6-21 Afsluiting en seëngroet

As verhaal in drie dramatiese bedrywe:

1:1 — 3:22 Bedryf 1: God deur die verheerlikte Jesus Christus verteenwoordig in die kerk
4:1 — 11:19 Bedryf 2: God deur Jesus Christus besig in die heelal om oordeel en verlossing te voltrek
12:1 — 22:21 Bedryf 3: God deur Jesus Christus teenwoordig in die geskiedenis wat uitloop op Christus se wederkoms as die klimaks

**'n Openbaring deur Jesus Christus**

**1** 1 Hier volg 'n openbaring deur Jesus •Christus wat God Hom
gegee het om aan sy diensknegte te toon wat binnekort moet gebeur.*
Hy het dit aan sy dienskneg Johannes duidelik gemaak deur sy engel
wat Hy gestuur het. 2 Dit is hy wat getuig oor alles wat hy gesien het.
Dit is die woord van God, naamlik die getuienis deur Jesus Christus.* 3
Geseënd is die een wat dit voorlees, en ook hulle wat die woorde van
die profesie hoor en wat daarin geskryf staan, nakom,* want die
bestemde tyd is naby.*

**Boodskap aan die sewe gemeentes in die provinsie Asië**

4 Johannes,
aan die sewe gemeentes in Asië.[a]

Genade vir julle en vrede
van Hom wat is* en wat was en wat kom,*
en van die sewe Geeste[b] wat voor sy troon is;
5 en van Jesus •Christus,
die betroubare getuie,*
die •Eersgeborene van die dooies*
en die heerser oor die konings van die aarde.*

**Lofprysing**

Aan Hom wat ons liefhet
en ons deur sy bloed van ons sondes verlos het,*
6 wat ons 'n koninkryk gemaak het,
priesters vir God,* sy Vader —
aan Hom kom die heerlikheid en die sterkte toe,
vir ewig en ewig. •*Amen*.

7 Kyk, Hy kom met die wolke,[c]
en elke oog sal Hom sien,
selfs hulle wat Hom deurboor het;[d]
en al die volke op die aarde
sal oor Hom treur.[e]
Ja, *amen!*

8 "Ek is die Alfa en die Omega,[f] die Een wat is* en wat was en wat
kom,"* sê die Here God, die Almagtige.*

**Johannes se visioen van Christus**

9 Ek, Johannes, julle broer en 'n deelgenoot in die verdrukking en in
die koninkryk en in die volharding in ons verhouding met Jesus, was
op die eiland wat Patmos genoem word, op grond van die woord van
God, naamlik die getuienis deur Jesus •Christus. 10 Op die dag van die
Here het die Gees van my besit geneem en het ek agter my 'n harde
stem soos dié van 'n basuin gehoor 11 wat sê: “Skryf wat jy sien in 'n
•boekrol op en stuur dit aan die sewe gemeentes: na Efese, Smirna,
Pergamum, Tiatira, Sardis, Filadelfia en Laodisea.”

12 Ek het omgedraai om te sien wie se stem dit is wat met my praat.
Toe ek omdraai, het ek sewe goue kandelare gesien, 13 en in die
middel van die kandelare iemand net soos die •Seun van die Mens.[g]
Hy het 'n lang kleed gedra met 'n goue band[h] wat om sy bors
vasgebind was.[*] 14 Sy kop en hare was so wit soos wit wol, soos
sneeu,[*] en sy oë soos 'n vlammende vuur. 15 Sy voete was net soos
gloeiende koper[*] in 'n rooiwarm oond en sy stem soos die gedruis van
baie waterstrome.[*] 16 In sy regterhand[i] het hy sewe sterre[*] gehou, uit
sy mond het daar 'n skerp swaard met twee snykante gekom,[j] en sy
gesig was soos die son wat in al sy felheid skyn.

17 Toe ek Hom sien, het ek voor sy voete neergeval soos 'n dooie,
maar Hy het sy regterhand op my gelê en gesê: “Hou op om bang te
wees, Ek is die Eerste en die Laaste[k] 18 en die Lewende. Ek was dood,
maar kyk, Ek leef vir ewig en ewig; ook beheer Ek die sleutels van die
dood en van *Hades*.[l] 19 Skryf dan op wat jy gesien het, wat daar is, en
wat hierna gaan gebeur.[*] 20 Dit is die verborge betekenis van die sewe
sterre[*] wat jy in my regterhand gesien het en van die sewe goue
kandelare: Die sewe sterre is die sewe boodskappers[m] van die sewe
gemeentes, en die sewe kandelare is die sewe gemeentes.”

**Briefboodskappe aan die sewe gemeentes in Asië**

Aan die gemeente in Efese

**2** 1 “Skryf aan die boodskapper van die gemeente in Efese:

“Dit sê Hy wat die sewe sterre* in sy regterhand[n] hou en wat tussen die sewe goue kandelare rondbeweeg,

2 “ ‘Ek ken jou dade,* jou inspanning en volharding, en weet
dat jy slegte mense nie kan verdra nie. Daarom het jy daardie
mense wat sê dat hulle •apostels is, maar nie is nie, getoets* en
hulle as leuenaars uitgewys. 3 Verder hou jy aan om te volhard en
het jy ter wille van my Naam baie verduur sonder om moeg te
word. 4 Maar Ek hou dit teen jou dat jy jou eerste liefde verwerp
het. 5 Onthou dan waarvandaan jy uitgesak het en bekeer* jou:
Gaan doen weer wat jy vroeër gedoen het. Anders, as jy nie tot
bekering kom nie, sal Ek na jou toe kom en jou kandelaar van sy
staanplek af verwyder. 6 Maar dít tel in jou guns: Jy haat die dade
van die Nikolaïete wat Ek ook haat.*
7 “ ‘Wie ore het, moet luister na wat die Gees aan die
gemeentes sê. Aan wie oorwin, sal Ek te ete gee van die boom van
die lewe* wat in God se paradys* staan.’ ”

Aan die gemeente in Smirna

8 “Skryf ook aan die boodskapper van die gemeente in Smirna:

“ ‘Dit sê die Eerste en die Laaste,[o] wat dood was, maar lewend geword het,

9 “ ‘Ek ken jou verdrukking en jou armoede, maar tog is jy ryk.*
Ek weet ook van die lastering deur diegene wat beweer dat hulle
Jode is en dit nie regtig is nie, maar 'n sinagoge van Satan.*[p] 10
Moenie vir enigiets wat jy nog gaan ly, bang wees nie. Kyk, die
duiwel gaan sommige van julle in die tronk laat gooi om julle te
toets. Tien dae lank sal julle verdruk word.* Wees net getrou tot
die dood toe, en Ek sal aan jou die oorwinnaarskrans van die
lewe* gee.
11 “ ‘Wie ore het, moet luister na wat die Gees aan die
gemeentes sê. Wie oorwin, sal beslis nie deur die tweede dood*
skade ly nie.’ ”

Aan die gemeente in Pergamum

12 “Skryf ook aan die boodskapper van die gemeente in Pergamum:

“Dit sê Hy wat die skerp swaard met die twee snykante het,[q]

13 “ ‘Ek weet waar jy woon, daar waar die troon van Satan[r] is.
Jy het egter my Naam in ere gehou. Selfs in die dae toe Antipas,
my betroubare getuie, doodgemaak is by julle waar die Satan
woon, het jy nie jou geloof in My ontken nie. 14 Maar Ek hou 'n
paar dinge teen jou: Jy het mense in jou midde wat die leer van
Bileam aanhang. Hy het Balak geleer om 'n strik vir die kinders
van Israel te stel, naamlik om van die afgodsoffers te eet en hulle
onsedelik te gedra.* 15 Net so het ook jy daar by jou aanhangers
van die leer van die Nikolaïete wat hulle op hierdie manier gedra.
16 Kom dan tot bekering, anders sal Ek baie gou na jou toe kom*
en met die swaard van my mond* teen hulle oorlog maak.
17 “ ‘Wie ore het, moet luister na wat die Gees aan die
gemeentes sê. Aan wie oorwin, sal Ek van die verborge manna*
gee, en Ek sal vir hom 'n wit klippie gee, ja, 'n klippie waarop 'n
nuwe naam* gegraveer is en wat niemand anders ken nie behalwe
die een wat dit ontvang.’ ”

### Aan die gemeente in Tiatira

18 “Skryf ook aan die boodskapper van die gemeente in Tiatira:

“Dit sê die •Seun van God, wat oë het soos 'n vlammende vuur
en voete soos gloeiende koper,*

19 “ ‘Ek ken jou dade en liefde en geloof en diens en
volharding, en weet dat jou latere dade die eerstes oortref. 20
Maar Ek hou dit teen jou dat jy die vrou Isebel net laat begaan —
sy wat haarself 'n profetes noem en my diensknegte leer en verlei
om onsedelik te leef en om afgodsoffers te eet.* 21 Ek het haar tyd
gegun om tot bekering te kom, maar sy weier om haar te bekeer
van haar onsedelike gedrag. 22 Kyk, Ek werp haar op 'n siekbed,
en ook hulle wat met haar egbreuk gepleeg het, in groot
verdrukking, as hulle hulle nie van haar praktyke bekeer nie. 23
En haar kinders sal Ek laat doodgaan aan 'n dodelike siekte. Laat
al die gemeentes daarvan kennis neem dat dit Ek is wat niere en
harte deurgrond.[s] Ek sal elkeen van julle beloon volgens julle
dade.* 24 Maar vir julle ander in Tiatira wat nie hierdie leer
aanhang nie en wat nie die diepere dinge van Satan,[t] soos hulle
dit noem, leer ken het nie, sê Ek: Ek lê nie op julle 'n ander las
nie, 25 behalwe net om vas te hou aan wat julle het,* totdat Ek
kom.

26 “ ‘Aan wie oorwin en enduit doen wat Ek sê,

“ ‘sal Ek mag gee oor die nasies.
27 Hy sal hulle as 'n herder lei met 'n ysterstaf
en hulle soos kleipotte stukkend slaan.u

28 “ ‘Soos Ek dit van my Vader ontvang het, sal Ek aan hom die
môrester* gee. 29 Wie ore het, moet luister na wat die Gees aan die
gemeentes sê.’ ”

### Aan die gemeente in Sardis

**3** 1 “Skryf ook aan die boodskapper van die gemeente in Sardis:

“Dit sê Hy wat die sewe Geeste van God[v] en die sewe sterre*
het,

“ ‘Ek ken jou dade;* jy staan daarvoor bekend dat jy lewe, maar
jy is dood. 2 Wees wakker en versterk diegene wat nog oor is, wat
op die punt is om dood te gaan. Ek het gevind dat jou dade in die
oë van my God nie voldoende is nie. 3 Onthou dan hoe jy die
boodskap ontvang en daarna geluister het. Bewaar dit, en bekeer*
jou! As jy egter nie wakker skrik nie, sal Ek soos 'n dief opdaag en
jy sal nie weet op watter tydstip Ek by jou aankom nie.* 4 Maar
daar is 'n paar mense by jou in Sardis wat nie hulle klere besoedel
het nie.* Hulle sal saam met my leef, in wit klere, omdat hulle dit
werd is.
5 “ ‘Wie oorwin, sal net so met wit klere* geklee word, en Ek sal
sy naam nie uit die •boekrol van die lewe skrap nie,* maar voor
my Vader en sy engele oor hom getuig.* 6 Wie ore het, moet
luister na wat die Gees aan die gemeentes sê.’ ”

### Aan die gemeente in Filadelfia

7 “Skryf ook aan die boodskapper van die gemeente in Filadelfia:

“Dit sê die heilige en die ware
wat die sleutel van Dawid hou
wat oopmaak en niemand sal dit toesluit nie
wat toesluit en niemand sal dit oopmaak nie.[w]

8 “ ‘Ek ken jou dade.* Kyk, Ek het voor jou 'n oop deur gegee*
wat niemand kan sluit nie. Al is jou krag min, was jy gehoorsaam
aan my woord en het jy my Naam nie verloën nie. 9 Kyk, Ek laat
toe dat daar mense uit die sinagoge van Satan[x] kom wat beweer
dat hulle Jode is en dit nie is nie, maar lieg; kyk, Ek sal sorg dat
hulle kom en voor jou voete neerbuig* en erken dat Ek jou
liefhet.* 10 *Omdat jy aan my opdrag gehoorsaam was om te
volhard, sal Ek jou ook bewaar in die uur van beproewing wat
oor die hele bewoonde wêreld gaan aanbreek om die bewoners
van die aarde op die proef te stel. 11 Ek kom gou;* hou vas aan
wat jy het, sodat niemand jou oorwinnaarskrans wegneem nie.
12 “ ‘Wie oorwin, sal Ek 'n pilaar in die tempel van my God

maak wat nooit weer daar sal uitgaan nie. Verder sal Ek ook die
Naam van my God daarop graveer,* en die naam van die stad*
van my God, dit is die nuwe Jerusalem, wat van my God uit die
hemel neerdaal,* en ook my nuwe Naam.* 13 Wie ore het, moet
luister na wat die Gees aan die gemeentes sê.' "

### Aan die gemeente in Laodisea

14 "Skryf aan die boodskapper van die gemeente in Laodisea:

"Dit sê die •*Amen*, die getroue en ware getuie,* die begin van
God se skepping,*

15 " 'Ek ken jou dade,* dat jy nóg koud, nóg warm is. Was jy
maar koud of warm! 16 Maar omdat jy louwarm is, nóg warm nóg
koud, gaan Ek jou uit my mond spoeg. 17 Omdat jy sê, "Ek is ryk,
ek het skatryk geword* en het aan niks gebrek nie," en nie besef
dat jy ellendig en bejammerenswaardig, brandarm, blind en naak
is nie, 18 raai Ek jou aan om by My goud te koop wat deur vuur
gesuiwer is, sodat jy ryk kan wees; en wit klere,* sodat jy jou kan
aantrek en die skaamte van jou naaktheid nie sigbaar word nie;*
en salf om aan jou oë te smeer, sodat jy kan sien. 19 Diegene wat
Ek liefhet, berispe en tug Ek:* Wees dan ywerig en bekeer jou!* 20
Kyk, Ek staan by die deur en Ek klop. As iemand my stem hoor en
die deur oopmaak, sal Ek instap by hom* en saam met hom eet en
hy saam met My.
21 " 'Wie oorwin, sal Ek saam met My op my troon laat sit, net
soos wat Ek ook oorwin het en saam met my Vader op sy troon
sit. 22 Wie ore het, moet luister na wat die Gees aan die
gemeentes sê.' "

**God word as die Skepper in die hemelse troonsaal aanbid**

**4** 1 Hierna het ek gesien, en kyk, 'n deur wat in die hemel geopen
is, en die stem wat ek voorheen so hard soos 'n basuin met my hoor
praat het, het gesê: "Kom op hierheen,* en Ek sal aan jou wys wat
hierna moet gebeur."* 2 Onmiddellik het die Gees van my besit
geneem, en kyk, daar was 'n troon in die hemel, en Iemand wat op die
troon sit.* 3 *Die Een wat daarop sit se voorkoms was soos jaspis en
karneool, en rondom die troon was daar 'n reënboog wat net soos
smarag lyk.
4 Rondom die troon was daar vier-en-twintig trone, en op die trone
het vier-en-twintig ouderlinge gesit.* Hulle het wit klere* gedra, met
goue krone op hulle koppe. 5 Vanuit die troon het daar weerligstrale,
gedreun en donderslae gekom.* En voor die troon het sewe
vuurfakkels* gebrand - die sewe Geeste van God.y 6 Voor die troon lyk
dit soos 'n see van glas, net soos kristal.*
In die middel van die troon en rondom die troon staan daar vier
lewende wesens, vol oë aan die voorkant en agterkant. 7 Die eerste
lewende wese lyk net soos 'n leeu; die tweede lewende wese net soos
'n kalf; die derde lewende wese het 'n gesig net soos 'n mens, en die
vierde lewende wese lyk net soos 'n arend wat vlieg.* 8 Die vier
lewende wesens het elkeen ses vlerke* wat reg rondom en aan die
binnekant vol oë is.* Sonder om te rus, herhaal hulle dag en nag:

"Heilig, heilig, heilig
is die Here* God, die Almagtige,*
Hy wat was en wat is* en wat kom."*

9 En telkens wanneer die lewende wesens heerlikheid en eer en
dank bring aan Hom wat op die troon sit,* aan Hom wat vir ewig en
ewig leef,* 10 val die vier-en-twintig ouderlinge in aanbidding neer
voor Hom wat op die troon sit. Hulle aanbid Hom wat vir ewig en
ewig leef en sit dan hulle krone voor die troon neer, terwyl hulle sê:

11 "U is waardig, ons Here en God,
om die heerlikheid en die eer en die krag te ontvang
omdat U alle dinge geskep het;
deur u wil het alles ontstaan, is dit geskep."

**5** 1 Ek het in die regterhand[z] van Hom wat op die troon sit[*] 'n
•boekrol gesien, aan die binnekant en die buitekant vol geskryf[*] en
met sewe seëls goed verseël. 2 Ek het ook 'n sterk engel gesien wat met
'n harde stem uitroep: "Wie is waardig om die boekrol oop te maak en
die seëls daarvan te breek?" 3 Niemand — nie in die hemel, nie op die
aarde, nie onder die aarde nie — was egter in staat om die boekrol
oop te maak of daarin te kyk nie. 4 Ek het baie gehuil omdat daar
niemand gevind kon word wat waardig is om die boekrol oop te maak
of daarin te kyk nie. 5 Toe sê een van die ouderlinge vir my: "Hou op
huil! Kyk, die Leeu uit die stam van Juda,[a] die loot van Dawid,[b] het
oorwin sodat Hy die boekrol en die sewe seëls daarvan kan oopmaak."
6 En ek het tussen die troon en die vier lewende wesens en tussen die
ouderlinge 'n Lam, soos een wat geslag is, sien staan.[c] Hy het sewe
horings en sewe oë[*] gehad — die sewe Geeste van God[d] — wat oor die
hele aarde heen uitgestuur is. 7 En Hy het nader gegaan en die boekrol
geneem uit die regterhand van Hom wat op die troon sit.[*] 8 Toe Hy
die boekrol neem, het die vier lewende wesens en die vier-en-twintig
ouderlinge voor die Lam neergeval. Elkeen het 'n lier en 'n goue bak
vol wierook, wat die gebede van die •heiliges is,[*] vasgehou. 9 Toe sing
hulle 'n nuwe lied:[*]

"U is waardig om die boekrol te neem
    en die seëls daarvan oop te breek,
omdat U geslag is en met u bloed
    mense vir God gekoop het
    uit elke geslag en taal en volk en nasie.
10 U het hulle 'n koninkryk en priesters vir ons God gemaak[*]
    en hulle sal as konings oor die aarde heers."[*]

11 Toe ek weer kyk, hoor ek die sang van baie engele rondom die
troon en van die lewende wesens en die ouderlinge. Daar was
tienduisend maal tienduisende, duisend maal duisende,[*] 12 wat met
harde stemme uitroep:

"Waardig is die Lam wat geslag is[e]
om die krag en rykdom
en wysheid en sterkte en eer
en heerlikheid en lof te ontvang."[*]

13 En ek het die hele skepping — in die hemel, op die aarde en onder
die aarde, op die see en alles wat daarin bestaan — hoor uitroep:

“Aan Hom wat op die troon sit* en aan die Lam
kom toe die lof en die eer
en die heerlikheid en die sterkte,
vir ewig en ewig.”

14 Die vier lewende wesens het ook uitgeroep:

“•*Amen!*”

En die ouderlinge het neergeval in aanbidding.

6 1 Ek het gesien toe die Lam een van die sewe seëls oopbreek. En
ek het een van die vier lewende wesens soos die geluid van 'n
donderslag hoor sê: “Kom!” 2 Ek het gesien, en kyk, daar was 'n wit
perd.* Sy ruiter hou 'n boog vas en 'n oorwinnaarskroon is aan hom
gegee. Hy het opgetrek as oorwinnaar en om te oorwin.
3 Toe Hy die tweede seël oopbreek, het ek die tweede lewende wese
hoor sê: “Kom!” 4 'n Ander perd, 'n vuurrooie,* het toe uitgegaan. Aan
sy ruiter is vergun om die vrede van die aarde weg te neem sodat
mense mekaar kon doodmaak. Aan hom is ook 'n groot swaard gegee.
5 Toe Hy die derde seël oopbreek, het ek die derde lewende wese
hoor sê: “Kom!” Ek het gesien, en kyk, daar was 'n swart perd.* Sy
ruiter hou 'n weegskaal in sy hand. 6 Ek het toe iets soos 'n stem tussen
die vier lewende wesens hoor sê: “'n Rantsoen[f] koring kos 'n *denarius*[g]
en drie rantsoene gars kos 'n *denarius* en moenie dat daar skade kom
met die olyfolie en die wyn nie.”
7 Toe Hy die vierde seël oopbreek, het ek die vierde lewende wese
hoor sê: “Kom!” 8 Ek het gesien, en kyk, daar was 'n vaal[h] perd. Sy
ruiter se naam is Dood en die *Hades*[i] volg hom. Aan hulle is volmag
gegee om 'n kwart van die aarde dood te maak deur die swaard,
hongersnood, 'n dodelike siekte en die wilde diere van die aarde.*
9 Toe Hy die vyfde seël oopbreek, het ek aan die voet van die altaar
die •siele gesien wat doodgemaak is vanweë die woord van God en die
getuienis wat hulle gelewer het. 10 Hulle het met 'n harde stem geroep:
“Tot wanneer, heilige en ware Here, gaan U uitstel om u oordeel te
voltrek en ons bloed op die aardbewoners[j] te wreek?*” 11 Daarop is
aan elkeen van hulle 'n wit *stola*[k]* gegee en hulle is aangesê om nog 'n
kort rukkie te rus, totdat hulle medediensknegte[l] en broers,[m] wat ook
soos hulle doodgemaak gaan word, voltallig sou wees.
12 Ek het gesien toe Hy die sesde seël oopbreek. En daar het 'n groot
aardbewing plaasgevind. Die son het swart geword soos 'n harige sak
en die maan het geheel en al soos bloed geword.* 13 Ook die sterre het
uit die hemelruim op die aarde geval, soos wanneer 'n vyeboom sy
groen navye afgooi as dit deur 'n stormwind geruk word.* 14 Die
hemel het verdwyn soos 'n •boekrol wat opgerol word,* en elke berg
en eiland is uit sy staanplek verskuif.* 15 Die konings van die aarde en
die hoofamptenare, die *chiliarge,*[n] die rykes en die invloedrykes, elke
slaaf en elke vry mens het in die grotte en onder die kranse in die
berge weggekruip.* 16 Hulle het na die berge en kranse geroep: “Val
op ons en verberg ons* van die aangesig van Hom wat op die troon sit*
en van die toorn van die Lam; 17 *want die groot dag van hulle toorn
het aangebreek, en wie kan staande bly?”

### Die honderd vier-en-veertigduisend word met 'n seël gemerk

**7** 1 Hierna het ek vier engele by die vier hoeke van die aarde sien
staan. Hulle het die vier winde* van die aarde in bedwang gehou sodat
daar nie wind op die land of op die see of teen enige boom sou waai
nie. 2 Ek het ook 'n ander engel van die oostekant af sien aankom wat
'n seël van die lewende God vashou. Hy het met 'n kragtige stem
geroep na die vier engele wat aangesê is om die land en die see te
beskadig en gesê: 3 "Moenie die land of die see of die bome beskadig
voordat ons die diensknegte van ons God met 'n seël op hulle
voorkoppe gemerk het nie.*" 4 Ek het toe gehoor wat die getal is van
hulle wat met die seël gemerk is: honderd vier-en-veertigduisend,* uit
elke stam van die kinders van Israel:

5 Uit die stam Juda, twaalfduisend wat die seël dra;
uit die stam Ruben, twaalfduisend;
uit die stam Gad, twaalfduisend;
6 uit die stam Aser, twaalfduisend;
uit die stam Naftali, twaalfduisend;
uit die stam Manasse, twaalfduisend;
7 uit die stam Simeon, twaalfduisend;
uit die stam Levi, twaalfduisend;
uit die stam Issaskar, twaalfduisend;
8 uit die stam Sebulon, twaalfduisend;
uit die stam Josef, twaalfduisend;
uit die stam Benjamin, twaalfduisend wat die seël dra.

### Die groot skare in die hemel

9 Hierna het ek gesien, en kyk, daar was 'n baie groot skare wat
niemand kon tel nie. Hulle was afkomstig uit elke nasie en stam en
volk en taal, en het voor die troon gestaan en voor die Lam. Hulle het
wit *stolas*o gedra,* met palmtakke in hulle hande. 10 Hulle het met 'n
harde stem uitgeroep:

"Die verlossing kom van ons God wat op die troon sit,*
en van die Lam!"

11 Al die engele het rondom die troon, en ook rondom die
ouderlinge en die vier lewende wesens, gestaan. Hulle het toe op hulle
gesigte neergeval voor die troon en God aanbidp 12 en gesê:

"•*Amen!*

(rok) in te steek. As hy klaar gewerk het, is die band om die bors vasgemaak. Dit het ook vir hoogwaardigheidsbekleërs gegeld. Christus voldoen aan albei: Hy het klaar gewerk en Hy is die verheerlikte.

* **1:13 Hy het … was:** Eseg 9:2,11 LXX; Dan 10:5

* **1:14 Sy kop … sneeu:** Dan 7:9

* **1:14-15 sy oë … koper:** Dan 10:6; Op 2:18; 19:12

* **1:15 en sy stem … waterstrome:** Eseg 1:7,24; 43:2; Op 14:2; 19:6

**i 1:16 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterker hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **1:16 sewe sterre:** Op 1:20; 2:1

**j 1:16 uit … gekom:** Toespeling op Jes 49:2 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 4:12; Op 2:12,16; 19:15.

**k 1:17 Ek is … Laaste:** Toespeling op Jes 41:4; 44:6; 48:12 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 2:8; 22:13.

**l 1:18 *Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal. Dit is die "•Doderyk" of "onderwêreld" genoem. Soms is dit ook as 'n tronk voorgestel.

* **1:19 wat hierna … gebeur:** Jes 48:6 LXX; Dan 2:28-29,45; Op 1:1; 22:6

* **1:20 sewe sterre:** Op 1:16; 2:1; 3:1

**m 1:20 boodskappers:** Die Griekse woord kan ook vertaal word met "engele"; vgl Op 1:1. Hier word verwys na die voorgangers van die gemeente.

* **2:1 sewe sterre:** Op 1:16; 3:1

**n 2:1 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterker hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **2:2 Ek … dade:** Op 3:1,8,15

* **2:2 Daarom … getoets:** 1 Joh 4:1

* **2:5 bekeer:** Op 2:16,22; 3:3,19

* **2:6 Jy … haat:** Ps 139:21

* **2:7 die boom … lewe:** Gen 2:9; 3:22,24; Op 22:2,14

* **2:7 God se paradys:** Gen 2:8 LXX; Eseg 28:13 LXX; 31:8-9 LXX

**o 2:8 die Eerste … Laaste:** Toespeling op Jes 41:4; 44:6; 48:12 as heenwysing na Jesus

Christus; vgl Op 1:17; 22:13.

* **2:9 armoede … ryk:** Jak 2:5

* **2:9 diegene … Satan:** 2 Kor 11:14-15; Op 3:9

**p 2:9 sinagoge … Satan:** Dit dui die teenstanders van die gemeente as 'n vergadering van •Satan aan; vgl Op 3:9.

* **2:10 om julle … word:** Dan 1:12,14

* **2:10 oorwinnaarskrans … lewe:** Jak 1:12

* **2:11 die tweede dood:** Op 20:14; 21:8

**q 2:12 die skerp … het:** Toespeling op Jes 49:2 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Heb 4:12; Op 1:16; 19:5.

**r 2:13 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **2:14 die leer … gedra:** Num 31:16; 25:1-2; Jud vs 11

* **2:16 sal … kom:** Op 3:11; 22:7,12,20

* **2:16 die swaard … mond:** Jes 49:2; Op 1:16; 2:12; 19:15

* **2:17 die verborge manna:** Ps 78:24

* **2:17 'n nuwe naam:** Jes 62:2; 65:15; Op 3:12

* **2:18 oë … koper:** Dan 10:6; Op 1:14-15; 19:12

* **2:20 Isebel … eet:** 1 Kon 16:31; 2 Kon 9:22; **om onsedelik … eet:** Num 25:1-2; Op 2:14

**s 2:23 niere … deurgrond:** Dit is 'n Hebreeuse idioom wat dui op jou diepste gedagtes en begeertes; vgl Ps 7:10; Spr 24:12; Jer 11:20; 17:10; •Hart en niere.

* **2:23 Ek sal … dade:** Ps 62:12; Spr 24:12; Jer 17:10; Rom 2:6; 2 Tim 4:14; Op 18:6; 20:12-13

**t 2:24 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **2:25 om vas … het:** Op 3:11

**u 2:26-27 sal Ek … slaan:** Toespeling op Ps 2:8-9 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 12:5; *Psalms van Salomo* 17:23-24 •Pseudepigrawe.

* **2:28 die môrester:** Op 22:16

**v 3:1 die sewe … God:** Die sewe Geeste (vgl 1:4; 4:5; 5:6) moet verstaan word as benaming

van die Heilige Gees in sy veelvuldige en omvattende werking.

* **3:1 die sewe sterre:** Op 1:16,20; 2:1

* **3:1 Ek ... dade:** Op 2:2; 3:8,15

* **3:3 bekeer:** Op 2:5,16,22; 3:19

* **3:3 sal Ek ... aankom nie:** Matt 24:43-44; Luk 12:39-40; 1 Thess 5:2,4; 2 Pet 3:10; Op 16:15

* **3:4 nie ... het nie:** Jud vs 23

* **3:5 met wit klere:** Op 3:18; 4:4; 6:11; 7:9,13; 19:14

* **3:5 Ek ... skrap nie:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Op 13:8; 17:8; 20:15

* **3:5 voor ... getuig:** Matt 10:32; Luk 12:8

**w 3:7 wat die ... oopmaak nie:** Aanhaling uit Jes 22:22 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Job 12:14.

* **3:8 Ek ... dade:** Op 2:2; 3:1,15

* **3:8 Kyk ... gegee:** 1 Kor 16:9

**x 3:9 sinagoge ... Satan:** Dit dui die teenstanders van die gemeente as 'n vergadering van •Satan aan; vgl 2 Kor 11:14-15; Op 2:9.

* **3:9 hulle kom ... neerbuig:** Jes 45:14; 49:23; 60:14

* **3:9 Ek ... liefhet:** Jes 43:4

* **3:10** Luk 21:19; 2 Tim 2:12; Heb 10:36

* **3:11 Ek ... gou:** Op 2:16; 22:7,12,20

* **3:12 sal Ek ook ... graveer:** Op 14:1; 22:4

* **3:12 die naam ... stad:** Eseg 48:35

* **3:12 die nuwe ... neerdaal:** Op 21:2

* **3:12 my nuwe Naam:** Jes 62:2; 65:15

* **3:14 die getroue ... getuie:** Op 1:5; 19:11

* **3:14 die begin ... skepping:** Spr 8:22; Joh 1:3; Kol 1:15

* **3:15 Ek ... dade:** Op 2:2; 3:1,8

* **3:17 jy sê … geword:** Hos 12:8

* **3:18 wit klere:** Op 3:5; 4:4; 6:11; 7:9,13; 19:14

* **3:18 wit … word nie:** Op 16:15

* **3:19 Diegene … tug Ek:** Spr 3:11-12; 1 Kor 11:32; Heb 12:6

* **3:19 bekeer jou:** Op 2:5,16,22; 3:3

* **3:20 sal … by hom:** Joh 14:23

* **4:1 Kom op hierheen:** Eks 19:20,24

* **4:1 Ek sal … gebeur:** Dan 2:28-29,45; Op 1:1,19

* **4:2 daar … sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:9; 5:1,7,13; 6:16; 7:10,15; 19:4; 21:5

* **4:3** Eseg 1:26-28

* **4:4 op die … gesit:** Jes 24:23

* **4:4 wit klere:** Op 3:5,18; 6:11; 7:9,13; 19:4

* **4:5 Vanuit … gekom:** Eks 19:16; Est 1:1d LXX; Eseg 1:13; Op 8:5; 11:19; 16:18

* **4:5 sewe vuurfakkels:** Eseg 1:13; Sag 4:2

**y 4:5 sewe Geeste van God:** Die sewe Geeste moet verstaan word as benaming van die Heilige Gees in sy veelvuldige en omvattende werking; vgl Op 1:4; 3:1; 5:6.

* **4:6 soos kristal:** Eseg 1:22

* **4:6-7 In … vlieg:** Eseg 1:5-10; 10:4

* **4:8 Die vier … vlerke:** Jes 6:2

* **4:8 reg … oë is:** Eseg 1:18; 10:2

* **4:8 Heilig … Here:** Jes 6:3

* **4:8 Here … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 11:17; 15:3; 16:7,14; 19:6,15; 21:22

* **4:8 wat is:** Eks 3:14; Op 1:4,8; 16:5

* **4:8 Hy wat … kom:** Jes 41:4; Op 1:4,8

* **4:9-10 Hom wat … troon sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2; 5:1,7,13; 6:16; 7:10,15; 19:4; 21:5

* **4:9 aan Hom wat vir ... leef:** Dan 4:34; 6:27; 12:7

**z 5:1 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterker hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **5:1 van ... sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2; 5:7,13; 6:16; 7:10,15; 19:4; 21:5

* **5:1 'n boekrol ... geskryf:** Jes 29:11; Eseg 2:9-10

**a 5:5 die Leeu ... Juda:** Toespeling op Gen 49:9-10 as heenwysing na Jesus Christus.

**b 5:5 die loot ... Dawid:** Toespeling op Gen 49:9-10 as heenwysing na Jesus Christus. Die Griekse woord kan ook vertaal word met "wortel"; vgl Op 22:16.

**c 5:6 'n Lam ... staan:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 1:29,36; Op 5:12; 13:8.

* **5:6 sewe oë:** Sag 4:10

**d 5:6 sewe Geeste van God:** Die sewe Geeste moet verstaan word as benaming van die Heilige Gees in sy veelvuldige en omvattende werking; vgl Op 1:4; 3:1; 4:5.

* **5:7 van ... sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2; 5:1,13; 6:16; 7:10,15; 19:4; 21:5

* **5:8 'n goue ... is:** Ps 141:2; Op 8:3-4

* **5:9 'n nuwe lied:** Ps 33:3; 40:3; 96:1; 98:1; 144:9; 149:1; Jes 42:10; Op 14:3

* **5:10 U ... gemaak:** Eks 19:6; Jes 61:6; 1 Pet 2:5,9; Op 1:6; 20:6

* **5:10 hulle sal ... heers:** Op 20:6; 22:5

* **5:11 Daar ... duisende:** Dan 7:10; Heb 12:22; *Henog* 14:22 •**Pseudepigrawe**

**e 5:12 die Lam ... geslag is:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 1:29,36; Op 5:6; 13:8.

* **5:12 Waardig ... ontvang:** 1 Kron 29:11

* **5:13 Aan Hom ... sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2; 5:1,7; 6:16; 7:10,15; 19:4; 21:5

* **6:2 'n wit perd:** Sag 1:8; 6:3,6; Op 19:11

* **6:4 perd, 'n vuurrooie:** Sag 1:8; 6:2

* **6:5 'n swart perd:** Sag 6:2,6

**f 6:6 Rantsoen:** Die daaglikse rantsoen koring per persoon.

**g 6:6 *denarius:*** 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider werd was; •Munte.

**h 6:8 vaal:** Verwys in hierdie konteks na die kleur van 'n lyk, simbolies van die dood.

**i 6:8 *Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal; •Doderyk.

* **6:8 'n kwart … diere van die aarde:** Jer 14:12; 15:3; Eseg 5:12,17; 14:21; 33:27

**j 6:10 aardbewoners:** 'n Idiomatiese uitdrukking om die goddeloses mee te benoem.

* **6:10 ons … wreek:** Deut 32:43; 2 Kon 9:7; Ps 79:10; Op 19:2

**k 6:11 *stola:*** 'n Lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet.* Dit strek tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid; •Kleredrag.

* **6:11 wit *stola:*** Op 3:5,18; 4:4; 7:9,13; 19:14

**l 6:11 medediensknegte:** Letterlik ‘medeslawe’.

**m 6:11 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **6:12 Die son … bloed geword:** Joël 2:31; Hand 2:20

* **6:12-13 Die son … geruk word:** Jes 13:10; Eseg 32:7-8; Joël 2:10; 3:15; Matt 24:29; Mark 13:24-25; Luk 21:25; Op 8:12

* **6:13-14 die sterre … opgerol word:** Jes 34:4

* **6:14 elke … verskuif:** Op 16:20; 20:11

**n 6:15 *chiliarge:*** *Chiliarg* (enkelvoud), 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000; •Romeinse ampsdraers.

* **6:15 het … weggekruip:** Jes 2:10,19,21; Jer 4:29

* **6:16 Hulle … verberg ons:** Hos 10:8; Luk 23:30; Op 9:6

* **6:16 van Hom … sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2,9; 5:1,7,13; 7:10,15; 19:4; 21:5

* **6:17** Joël 2:11; Nah 1:6; Mal 3:2

* **7:1 die vier winde:** Jer 49:36; Eseg 37:9; Dan 7:2; Sag 6:5; Matt 24:31

* **7:3 ons die … nie:** Eseg 9:4; Op 9:4

* **7:4 honderd vier-en-veertigduisend:** Op 14:1,3

**o 7:9 *stolas:*** *Stola* (enkelvoud), 'n lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet.* Dit strek

tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid; •Kleredrag.

* **7:9 wit … gedra:** Op 3:5,18; 4:4; 6:11; 7:13; 19:14

* **7:10 wat … sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2,9; 5:1,7,13; 6:16; 7:15; 19:4; 21:5

**p 7:11 op hulle … aanbid:** Die gebruiklike houding van aanbidding in God se teenwoordigheid in die tempel of wanneer God verskyn.

* **7:13 wat … dra:** Op 3:5,18; 4:4; 6:11; 7:9; 19:14

* **7:14 die groot verdrukking:** Dan 12:1; Matt 24:21; Mark 13:19

* **7:15 Hy … sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2,9; 5:1,7,13; 6:16; 7:10; 19:4; 21:5

**q 7:15 tent … opslaan** 'n Idiomatiese uitdrukking om iemand se inwoning mee te verwoord.

* **7:16** Jes 49:10

**r 7:17 sal hulle … versorg:** Toespeling op Ps 23:1; Eseg 34:23 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 10:11,14.

**s 7:17 hulle na … lei:** Toespeling op Ps 23:2; Jes 49:10; Jer 2:13 as heenwysing na Jesus Christus.

* **7:17 God … vee:** Jes 25:8; Op 21:4

* **8:3 Baie … heiliges:** Ps 141:2; Op 5:8; 8:4

* **8:3 die goue altaar:** Eks 30:1-3; Op 9:13

* **8:4 van die wierook … heiliges:** Ps 141:2; Op 5:8; 8:3

* **8:5 die wierookbak … gevul:** Lev 16:12

* **8:5 daar … aardbewing:** Eks 19:16-19; Est 1:1d LXX; Op 4:5; 11:19; 16:18

* **8:7 hael en vuur:** Eks 9:23-25; Eseg 38:22

* **8:8 'n Derde … geword:** Eks 7:20-21

* **8:11** Jer 9:15

**t 8:11 Bitterals:** Ook bekend as alsemkruid.

* **8:12 'n derde van die son … nag:** Jes 13:10; Eseg 32:7-8; Joël 2:10; 3:15; Matt 24:29; Mark 13:24-25; Luk 21:25; Op 6:12-13

**u 8:13 Ellende:** Letterlik ‘wee’ of ‘verskriklik’.

* **9:1 die sleutel ... diepte:** Op 20:1

v **9:1 bodemlose diepte:** Onderaardse diepte of baie diep onderaardse woonplek van die bose geeste en demone wat daar gevange gehou word. Ook plek van straf genoem.

* **9:2 rook het ... smeltoond:** Gen 19:28; Eks 19:18

* **9:3 het ... geswerm:** Eks 10:12,15

* **9:4 die seël ... voorkoppe:** Eseg 9:4; Op 7:3

* **9:6** Job 3:21; Jer 8:3; Hos 10:8; Luk 23:30; Op 6:16

* **9:7 Die voorkoms ... gepantser is:** Joël 2:4-5

* **9:8 tande ... leeus:** Joël 1:6

* **9:9 het geklink ... perdestrydwaens:** Joël 2:5

w **9:11** ***Abaddon:*** 'Verwoester' in Hebreeus.

x **9:11** ***Apollion:*** 'Verwoester' in Grieks.

* **9:13 die goue altaar:** Eks 30:1-3; Op 8:3

y **9:14 Eufraatrivier:** Die Eufraat het deur die ryke van Babilonië en Assirië, vyande van Israel, gevloei. Volgens *Openbaring* het dié rivier die oostelike grens van die Romeinse Ryk gevorm met gevreesde vyandige magte aan sy oorkant.

* **9:15** Op 8:7-12

z **9:20 die werke ... hande:** Dit verwys meesal na die afgode wat handgemaak was.

* **9:20 Hulle het ... afgode:** Deut 32:17; 1 Kor 10:19-20

* **9:20 die afgode ... loop nie:** Ps 115:4-7; 135:15-17; Dan 5:23

* **9:20-21 nie bekeer ... stelery nie:** Op 16:9,11,21

* **10:4 Verseël ... opteken nie:** Dan 8:26; 12:4,9

a **10:5 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterker hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **10:5-6 het sy ... lewe:** Deut 32:40; Dan 12:7

* **10:6 wat die ... het:** Gen 14:19,22; Eks 20:11; Neh 9:6; Ps 146:6

* **10:7 Hy ... verkondig het:** Dan 9:6,10; Am 3:7; Sag 1:6

* **10:9-10 Neem dit ... my maag:** Eseg 2:8; 3:1-3

* **10:11 Jy … konings:** Jer 1:10; 25:30; Dan 3:4; 7:14

* **11:1 Daar … meet:** Eseg 40:3; Sag 2:1-2

**b 11:2 twee-en-veertig maande:** Dit is dieselfde as 3½ jaar of 1 260 dae; vgl Op 12:6; 13:5.

* **11:2 Hulle … vertrap:** Ps 79:1; Jes 63:18; Sag 12:3 LXX; Luk 21:24

**c 11:3 sak:** 'n Kleed van sak as uitdrukking van rou.

* **11:4** Sag 4:3,11-14

* **11:5** 2 Sam 22:9; 2 Kon 1:10; Ps 97:3; Jer 5:14

* **11:6 Hulle beskik … reën nie:** 1 Kon 17:1

* **11:6 Hulle het … verander:** Eks 7:17,19-20

* **11:6 om die aarde … tref:** 1 Sam 4:8

**d 11:7 bodemlose diepte:** Onderaardse diepte of baie diep onderaardse woonplek van die bose geeste en demone wat daar gevange gehou word. Ook plek van straf genoem.

* **11:7 die dier … verrys:** Dan 7:3; Op 13:1; 17:8

* **11:7 teen … hulle kry:** Dan 7:7,21; Op 12:17; 13:7

* **11:8 wat … Sodom:** Jes 1:10

* **11:8 van … gekruisig is:** Luk 13:34

**e 11:10 aardbewoners:** 'n Idiomatiese uitdrukking om die goddeloses mee te benoem.

* **11:11 die lewegewende … gekom:** Eseg 37:5,10

* **11:12 hulle het … opgevaar:** 2 Kon 2:11

* **11:13** Eseg 38:19-20

* **11:15 In die … ewig:** Eks 15:18; Ps 10:16; 22:29; Dan 2:44; 7:14; Ob vs 21; Sag 14:9

**f 11:16 op hulle gesigte … aanbid:** Die gebruiklike houding van aanbidding in God se teenwoordigheid in die tempel of by sy verskyning.

* **11:17 Here … Almagtig:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 4:8; 15:3; 16:7,14; 19:6,15; 21:22

* **11:17 U … is:** Eks 3:14; Op 1:4,8; 4:8; 16:5

* **11:18 Die nasies … woedend:** Ps 2:1; 46:7

* **11:18 u diensknegte … profete:** Dan 9:6,10; Am 3:7; Sag 1:6

* **11:18 hulle … groot:** Ps 115:13 (Ps 113:21 LXX); Op 19:5

* **11:19 die verbondsark:** 1 Kon 8:1,6; 2 Kron 5:7

* **11:19 weerligstrale … aardbewing:** Eks 19:16; Est 1:1d LXX; Eseg 1:13; Op 8:5; 16:18

* **11:19 'n groot haelstorm:** Eks 9:24; Op 16:21

* **12:2 omdat … geskree:** Jes 66:7; Miga 4:10

* **12:3 'n groot … horings:** Dan 7:7

* **12:4 het 'n … neergegooi:** Dan 8:10

**g 12:5 Sy … kind:** Toespeling op Jes 7:14; 66:7 as heenwysing na Jesus Christus.

**h 12:5 bestem … regeer:** Toespeling op Ps 2:9 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 19:5; *Psalms van Salomo* 17:23-24 •Pseudepigrawe.

**i 12:6 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

**j 12:6 twaalfhonderd-en-sestig dae:** Dit verwys na die 3½ jaar wat die Siriese koning Antiogus IV Epifanes die volk van God geteister het in 167-164 vC. Dit het simbolies geword van die tydperk van vervolging van die Christelike kerk van alle tye; vgl Op 11:2; 13:5.

**k 12:7 Migael:** Migael is volgens vroeë Joodse oorleweringe 'n aartsengel wat teen die Bose oorlog voer; vgl Dan 10:13,21; 12:1; Jud vs 9.

**l 12:9 weleer:** Van ouds, oertyd of verwysend na die tyd voor die skepping.

**m 12:9 Satan:** Die benaming “Satan” is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat ‘teenstander’ of ‘aanklaer’ beteken.

* **12:9 Die groot … word:** Op 20:2

* **12:9 Hy … neergegooi:** Jes 14:12; Luk 10:18; Joh 12:31

**n 12:10 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **12:10 die aanklaer … aangekla het:** Job 1:9-11; Sag 3:1

**o 12:14 'n tyd … halwe tyd:** Dit verwys na die 3½ (een plus twee plus 'n half) jaar wat na aanleiding van Antiogus IV Epifanes se teistering van Israel in 167-164 vC, simbolies toegepas word op die tyd van vervolging van die kerk; vgl Dan 7:25; 12:7; Op 12:6.

* **12:17 om … gelewer het:** Dan 7:7,21; Op 11:7; 13:7

* **13:1 'n dier … opkom:** Dan 7:3

**p 13:1 naam:** Volgens sommige Griekse handskrifte “name”. Die enkelvoud word deur sterk tekskritiese getuienis ondersteun.

* **13:1 'n dier … geskryf:** Op 17:3,7-12

* **13:2 Die dier … leeu:** Dan 7:4-6

* **13:3 Die hele … aangeloop:** Op 17:8

* **13:5 Aan … raak:** Dan 7:8,20,25; 11:36

**q 13:5 twee-en-veertig maande:** Dit is dieselfde as 3½ jaar of 1 260 dae; vgl Op 11:2; 12:6.

* **13:7 Hy … oorwin:** Dan 7:7,21; Op 11:7; 12:17

**r 13:8 aardbewoners:** 'n Idiomatiese uitdrukking om die goddeloses mee te benoem.

* **13:8 die boekrol van die lewe:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Fil 4:3; Op 3:5; 17:8; 20:12,15; 21:27

**s 13:8 die Lam … geslag is:** Toespeling op Jes 53:7 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 1:29,36; Op 5:6,12.

* **13:10 As iemand … doodgemaak word:** Jer 15:2; 43:11

* **13:13 Hy doen … tekens:** Matt 24:24; 2 Thess 2:9

* **13:13 laat … neerkom:** 1 Kon 18:24-39

* **13:14 hy mislei … tekens:** Matt 24:24; 2 Thess 2:9-10; Op 19:20

* **13:14 beveel … vir die dier:** Deut 13:2-4

* **13:15 om almal … doodmaak:** Dan 3:5-6

**t 13:16 regterhand:** Dit verwys na dié hand wat meesal die gebruikshand is en waarnaas die linkerhand 'n ondersteunende rol speel.

* **13:17 merk … dier:** Op 14:9,11; 16:2; 19:20; 20:4

**u 13:18 seshonderd ses-en-sestig:** Sommige manuskripte lui "616". 666 is egter die betroubare lesing volgens die ouer manuskripte. Om besondere betekenisse aan getalle toe te ken, was 'n algemene gebruik in die antieke tyd.

* **14:1 honderd vier-en-veertigduisend:** Op 7:4; 14:3

* **14:1 met sy … geskryf:** Eseg 9:4; Op 3:12; 7:3

* **14:2 soos die gedruis … waters:** Eseg 1:24; 43:2; Op 1:15; 19:6

**v 14:3 'n nuwe lied:** Sommige manuskripte voeg "soos" by voor "nuwe lied". Die Griekse teksuitgawe dui met vierkantige hakies aan dat daar onsekerheid daaroor bestaan of "soos" in die bronteks hoort.

* **14:3 Hulle … gesing:** Ps 33:3; 40:4; 96:1; 98:1; 144:9; 149:1; Jes 42:10; Op 5:9

* **14:3 honderd vier-en-veertigduisend:** Op 7:4; 14:1

**w 14:3 losgekoop:** Destyds was 'n slaaf die eiendom van sy eienaar. Elke slaaf het 'n bepaalde geldwaarde (of prys) gehad. 'n Eienaar kon instem dat 'n slaaf sy vryheid kry wanneer iemand die eienaar vergoed vir die verlies van die waarde van sy slaaf deur die slaaf se "prys" te betaal. Só is 'n slaaf "losgekoop".

**x 14:4 kuis:** Letterlik ‘maagde’, verwys na militêre soldate wat opgeroep is en onthouding moes toepas.

**y 14:4 eerste vrug:** Dit dui op die eerste vrug of oes waarop die volle oes sal volg. Diegene wat aan •Christus behoort, word ook as “eerste vrug” of “eerstelinge” aangedui; vgl Jak 1:18.

* **14:5 oor … gekom nie:** Ps 32:2; Jes 53:9; Sef 3:13

**z 14:6 aardbewoners:** 'n Idiomatiese uitdrukking om die goddeloses mee te benoem.

* **14:7 Hom wat … geskep het:** Eks 20:11; Ps 146:6

* **14:8 Geval … magtige:** Jes 21:9; Jer 51:8; Op 18:2

**a 14:8 wellus … onsedelikheid:** Dit is beeldspraak uit die sedelike sfeer om gewoonlik afgodery en afvalligheid mee te beskryf.

* **14:8 al … drink het:** Jer 51:7; Op 17:2; 18:3

* **14:9 As … aanbid:** Op 13:12-17; 14:11; 16:2; 19:20

* **14:9 'n merk … ontvang het:** Op 13:17; 14:11; 16:2; 19:20; 20:4

* **14:10 die beker … toorn:** Ps 75:9; Jes 51:17,22; Jer 25:15; Op 15:7; 16:19

* **14:10 vuur en swael:** Gen 19:24; Ps 11:6; Eseg 38:22; Op 19:20; 20:10; 21:8; *3 Mak* 2:5 •**Pseudepigrawe**

* **14:11 die rook … en ewig:** Jes 34:10; Op 19:3

* **14:11 hulle wat die dier … aanbid:** Op 13:12-17; 14:9; 16:2; 19:20

* **14:11 die merk … naam:** Op 13:17; 14:9; 16:2; 20:4

* **14:13 hulle mag … geswoeg:** Heb 4:10

**b 14:14 op die … Mens:** Toespeling op Dan 7:13 as heenwysing na Jesus Christus.

* **14:15 Steek … die oes:** Joël 3:13; Matt 13:39-40

* **14:18 Steek … aarde af:** Joël 3:13; Matt 13:39-40

* **14:19 die groot … toorn:** Op 19:15

* **14:20 die parskuip is … getrap:** Jes 63:3; Jer 25:15; Klaagl 1:15; Op 19:15

**c 14:20 *stadioi:*** 1 600 *stadioi* is ongeveer 296 kilometer; •Lengtemate.

* **15:1 die sewe … plae:** Lev 26:21; Op 15:6

* **15:3 die lied van Moses:** Eks 15:1

* **15:3 Groots … dade:** Eks 15:11; Ps 92:6; 111:2; 139:14

* **15:3 Here … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 4:8; 11:17; 16:7,14; 19:6,15; 21:22

* **15:3 Regverdig … paaie:** Deut 32:4; Ps 145:17

* **15:3 o Koning … nasies:** Jer 10:10 Theodotion; *Henog* 9:4; 25:5; 27:3 •**Pseudepigrawe**

* **15:4 Wie … verheerlik nie:** Jer 10:6-7

* **15:4 Al die … neerval:** Ps 86:9; Mal 1:11

* **15:5 die tent … getuienis:** Eks 38:21; 40:34

* **15:6 sewe plae:** Lev 26:21; Op 15:1

* **15:7 sewe goue … God:** Ps 75:9; Jes 51:17,22; Jer 25:15; Op 14:10; 16:19

* **15:8 die tempel … God:** Eks 40:34; 1 Kon 8:10-11; 2 Kron 5:13-14; Jes 6:4; Eseg 44:4

* **16:1 stem … tempel:** Jes 66:6; Op 16:16

* **16:1 gooi … aarde uit:** Ps 69:25; Jer 10:25; Eseg 22:31; Sef 3:8

* **16:2 Daar … mense:** Eks 9:10; Deut 28:35

* **16:2 die merk … dier:** Op 13:17; 14:9,11; 19:20; 20:4

* **16:2 sy beeld aanbid:** Op 13:12-17; 14:9,11; 19:20

* **16:3 Dit … doodgegaan:** Eks 7:17-21

* **16:4 die riviere … verander:** Eks 7:19-24; Ps 78:44

* **16:5 U is regverdig:** Ps 119:137; 145:17; Deut 32:4

* **16:5 U wat is:** Eks 3:14; Op 1:4,8; 4:8; 11:17

* **16:6 hulle … vergiet:** Ps 79:3

* **16:6 U … drink:** Jes 49:26

* **16:7 Here … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 4:8; 11:17; 15:3; 16:14; 19:6,15; 21:22

* **16:7 u … regverdig:** Ps 19:10; 119:137; Op 19:2

* **16:9 hulle het gelaster … bewys nie:** Op 9:20-21; 16:11,21

* **16:10 Sy koninkryk … gehul:** Eks 10:21; Jes 8:22

* **16:11** Op 9:20-21; 16:9,21

**d** **16:12** **Eufraatrivier:** Die Eufraat het deur die ryke van Babilonië en Assirië, vyande van Israel, gevloei. Volgens *Openbaring* het dié rivier die oostelike grens van die Romeinse Ryk gevorm met gevreesde vyandige magte oorkant die Eufraatrivier.

* **16:12** **water … opgedroog:** Jes 11:15; 44:27; Jer 50:38; 51:36

* **16:14** **die konings … oorlog:** Op 19:19

* **16:14** **God … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:18; 4:8; 11:17; 15:3; 16:7; 19:6,15; 21:22

* **16:15** **Ek … dief:** Matt 24:43-44; Luk 12:39-40; 1 Thess 5:2,4; 2 Pet 3:10; Op 3:3

**e** **16:16** **Armageddon:** Armageddon, waarskynlik van die Hebreeuse *har Megiddo* ('berg van Megiddo'), is die simboliese plek waar die bose magte beslissend verslaan word.

* **16:16** **die plek … word:** Rig 5:19; 2 Kon 9:27; 23:29; Sag 12:11

* **16:17** **Uit … uitgeroep:** Jes 66:6; Op 16:1

* **16:18** **En weerligstrale … aardbewing:** Eks 19:16-19; Est 1:1d LXX; Op 4:5; 8:5; 11:19

* **16:18** **soos … die aardbewing:** Dan 12:1

**f** **16:19** **Die … stad:** Dit verwys na Rome.

* **16:19** **die beker … toorn:** Ps 75:9; Jes 51:17,22; Jer 25:15; Op 14:10; 15:7

* **16:20** Op 6:14; 20:11

* **16:21** **Groot haelstene:** Eks 9:24; Op 11:19

**g** **16:21** **talent:** 'n Talent gewig was ongeveer 34,2 kilogram.

* **16:21** **die mense … haelplaag:** Op 16:9,11

* **17:1** **wat by … bly:** Jer 51:13; Op 17:15

**h** **17:2** **aardbewoners:** 'n Idiomatiese uitdrukking om die goddeloses mee te benoem.

* **17:2** **die aardbewoners … gedrag:** Jes 23:17; Jer 51:7; Op 14:8; 18:3

**i** **17:3** **woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **17:3** **wat oortrek … horings het:** Op 13:1; 17:7-12

* **17:4** **was … pêrels:** Eseg 28:13; Op 18:16

* **17:4 In ... gehou:** Jer 51:7

* **17:6** Op 18:24; 19:2

**j 17:8 bodemlose diepte:** Onderaardse diepte of baie diep onderaardse woonplek van die bose geeste en demone wat daar gevange gehou word. Ook plek van straf genoem.

* **17:8 Die dier ... kom:** Dan 7:3; Op 11:7; 13:1

**k 17:8 aardbewoners:** 'n Idiomatiese uitdrukking om die goddeloses mee te benoem.

* **17:8 die boekrol ... lewe:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Fil 4:3; Op 3:5; 13:8; 20:12,15; 21:27

* **17:12 Die tien ... tien konings:** Dan 7:24

* **17:14 Hy ... konings is:** Deut 10:17; Dan 2:47; 1 Tim 6:15; Op 19:16; *3 Mak* 5:35; *Henog* 9:4 •**Pseudepigrawe**

* **17:16 haar met ... verbrand:** Lev 21:9; Op 18:8

* **18:2 Geval ... Grote:** Jes 21:9; Jer 51:8; Op 14:8

* **18:2 Sy ... dier:** Jes 13:21; 34:11; Jer 50:39

**l 18:2 en 'n skuilplek ... dier:** Die frase ontbreek in sommige manuskripte.

* **18:3 wyn ... onsedelikheid:** Jes 23:17; Jer 51:7; Op 14:8; 17:2

**m 14:8 wellus ... onsedelikheid:** Dit is beeldspraak uit die sedelike sfeer om gewoonlik afgodery en afvalligheid mee te beskryf.

* **18:4 Gaan ... volk:** Jes 48:20; 52:11; Jer 50:8; 51:6,9,45; 2 Kor 6:17

* **18:5 Haar sonde ... hemel:** Gen 18:20-21; Jer 51:9

* **18:6 Vergeld ... ontgeld het:** Ps 137:8; Jer 50:29; 2 Thess 1:6

* **18:7-8 in haar ... tref:** Jes 47:7-9

* **18:8 sy sal ... word:** Lev 21:9; Op 17:16

* **18:8 magtig ... gevel het:** Jer 50:34

* **18:9** Eseg 26:16; 27:30-35

* **18:10 groot ... magtige stad:** Eseg 26:17; Dan 4:30

* **18:11** Eseg 27:36

* **18:12-13** Eseg 27:12-13,22

* **18:15** Eseg 27:36

* **18:16 opgesmuk … pêrels:** Eseg 28:13; Op 17:4

* **18:17** Eseg 27:27-29

* **18:18** Eseg 27:32

* **18:19** Eseg 27:30-34

* **18:20 Juig … hemel:** Deut 32:43 LXX; Ps 96:11; Jes 44:23; 49:13; Jer 51:48

**n 18:21 maalklip … donkie:** Die boonste van twee maalklippe, met 'n gat in die middel, wat deur 'n donkie in die rondte gedraai word.

* **18:21 Net … nie:** Jer 51:63-64; Eseg 26:21

* **18:22 die klank … gehoor word nie:** Jes 24:8; Eseg 26:13

* **18:23 Die stem … word nie:** Jer 7:34; 16:9; 25:10

* **18:23 Jou sakelui … aarde:** Jes 23:8

* **18:23 deur … betowering:** Jes 47:9

* **18:24 in … gevind:** Jer 51:49; Eseg 24:7; Op 6:10; 17:6; 19:2

* **19:1 het … Halleluja:** Ps 134:1; 135:1

**o 19:1 Halleluja:** Prys die Here.

* **19:2 Waar … oordele:** Ps 19:10; 119:137; Op 16:7

* **19:2 Hy het die bloed … gewreek:** Deut 32:43; 2 Kon 9:7; Ps 79:10; Op 6:10

* **19:3 Haar … en ewig:** Jes 34:10

* **19:4 wat … sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2,9; 5:1,7,13; 6:16; 7:10,15; 21:5

* **19:5 Loof … diensknegte:** Ps 22:24; 134:1; 135:1

* **19:5 julle … magtiges:** Ps 115:13; Op 11:18

**p 19:5 geringes en magtiges:** Letterlik ‘die kleineres en die grotes’.

* **19:6 soos die klank van baie waters:** Eseg 1:24; 43:2; Op 1:15; 14:2

* **19:6 ons God … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 4:8; 11:17; 15:3; 16:7,14; 19:15; 21:22

* **19:6 Die Here … opgeneem:** Eks 15:18; Ps 22:29; 93:2; 97:1; 99:1; Dan 7:14; Sag 14:9; Op 11:15

* **19:8 om … heiliges:** Jes 61:10

* **19:9 Geseënd … Lam:** Matt 22:2-3; Luk 14:15

* **19:10** Hand 10:25-26; Op 22:8-9

**q 19:10 mededienskneg:** Letterlik ‘medeslaaf’.

**r 19:10 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

**s 19:10 die getuienis … profesie** Die bronteks kan ook vertaal word “die getuienis van Jesus is die Gees van die profesie”.

* **19:11 die hemel … is:** Eseg 1:1; Op 4:1

* **19:11 wit perd:** Sag 1:8; 6:3; Op 6:2

* **19:11 Hy wat … genoem:** Op 1:5; 3:14

**t 19:11 met … oordeel Hy:** Toespeling op Ps 96:13; Jes 11:4 as heenwysing na Jesus Christus.

* **19:12 Sy … vuur:** Dan 10:6; Op 1:14; 2:18

* **19:12 En Hy … self:** Op 2:17

**u 19:13 Hy … deurweek is:** Toespeling op Jes 63:1-3 wat hier moontlik 'n heenwysing na Jesus Christus is.

* **19:13 sy … God:** Joh 1:1,14

**v 19:15 Uit … gekom:** Toespeling op Jes 49:2 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 1:16; 2:12,16.

**w 19:15 Hy sal … regeer:** Toespeling op Ps 2:9 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 12:5.

* **19:15 God … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 4:8; 11:17; 15:3; 16:7,14; 19:6; 21:22

* **19:15 Hy sal ook … trap:** Jes 63:3; Klaagl 1:15; Joël 3:13; Op 14:20

**x 19:16 Koning … heersers:** Toespeling op Deut 10:17; Dan 2:47 as heenwysing na Jesus Christus; vgl 1 Tim 6:15; Op 17:14; *3 Mak* 5:35; *Henog* 9:4 •Pseudepigrawe.

**y 19:18 *chiliarge:*** *Chiliarg* (enkelvoud), 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor 1 000.

* **19:17-18 Hy het … as magtiges:** Eseg 39:20

**z 19:19 die konings ... sy leër:** Toespeling op Ps 2:2 as heenwysing na Jesus Christus.

* **19:20 die merk ... dier:** Op 13:7; 14:9,11; 16:2; 20:4

* **19:20 die mense ... aanbid:** Op 13:12-17; 14:9,11; 16:2

* **19:20 Hulle ... gegooi:** Jes 30:33; Op 20:10,15

* **19:21 al ... vleis:** Eseg 39:17,20

**a 20:1 bodemlose diepte:** Onderaardse diepte of baie diep onderaardse woonplek van die bose geeste en demone wat daar gevange gehou word. Ook plek van straf genoem.

**b 20:2 weleer:** Van ouds, oertyd of verwysend na die tyd voor die skepping.

**c 20:2 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **20:2 die draak ... Satan is:** Op 12:9

* **20:3 Hy het ... gegooi:** 2 Pet 2:4; Jud vs 6

* **20:4 trone ... oordeel:** Dan 7:9,22,27; Luk 22:30; 1 Kor 6:2

* **20:4 die merk ... het nie:** Op 13:17; 14:9,11; 16:2; 19:20

* **20:6 Hulle sal ... regeer:** Eks 19:6; Jes 61:6; 1 Pet 2:5,9; Op 1:6; 5:10

**d 20:7 Satan:** Die benaming "Satan" is afgelei van 'n Hebreeuse woord wat 'teenstander' of 'aanklaer' beteken.

* **20:8 die vier ... aarde:** Eseg 7:2

**e 20:8 Gog en Magog:** Kom ter sprake in Eseg 38:1 — 39:16. Die profesie is gerig teen Gog, die belangrikste regeerder van Ros, Mesek en Tubal. Hy loods 'n aanval teen Israel uit die land van Magog in die noorde (Gen 10:2; 1 Kron 1:5). Hier word Gog en Magog die verpersoonliking van die vyande wat die gelowiges en die stad van God aanval.

* **20:9 Toe ... verteer:** 2 Kon 1:10; Eseg 38:22; 39:6

* **20:10 vuur en swael:** Gen 19:24; Ps 11:6; Eseg 38:22; Op 19:20; 21:8; *3 Mak* 2:5 •**Pseudepigrawe**

* **20:10 is toe ... gegooi:** Jes 30:33; Op 19:20; 20:15

* **20:11-12** Dan 7:9-10; Matt 25:31-46

* **20:11 Die aarde ... weggevlug:** Ps 114:3,7

**f 20:12 die magtiges ... geringes:** Letterlik 'die grotes en die kleineres'.

* **20:12 'n Ander ... lewe:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Fil 4:3; Op 3:5; 13:8; 17:8; 20:15; 21:27

**g 20:13 *Hades:*** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal; •Doderyk.

* **20:12-13 volgens hulle ... geoordeel:** Ps 28:4; 62:13; Spr 24:12; Jes 59:18; Jer 17:10; Rom 2:6; 1 Kor 3:8; 2 Kor 11:15; 2 Tim 4:14; 1 Pet 1:17; Op 2:23; 18:6; 22:12

* **20:14 die dood ... vuurpoel:** 1 Kor 15:26,55

* **20:15** Jes 30:33; Matt 25:41; Op 19:20; 20:10; 21:8

* **20:15 die boekrol ... lewe:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Fil 4:3; Op 3:5; 13:8; 17:8; 20:12; 21:27

* **21:1 'n nuwe hemel ... aarde:** Jes 65:17; 66:22; 2 Pet 3:13

* **21:2 die heilige stad:** Jes 52:1

**h 21:2 hemel:** Sommige manuskripte lui “uit God se hemel”.

* **21:2 die Nuwe ... neerdaal:** Op 3:12

* **21:2 Sy ... man:** Jes 61:10; Heb 11:10,16

**i 21:3 woonplek:** Of tent.

* **21:3 God se ... hulle wees:** Lev 26:11-12; 2 Kron 6:18; Eseg 37:27; Sag 2:10; 2 Kron 6:16

**j 21:3 as hulle God:** Sommige manuskripte laat “as hulle God” weg.

* **21:4 Hy ... afdroog:** Jes 25:8; Op 7:17

* **21:4 nie rou ... bestaan nie:** Jes 35:10; 65:19

* **21:5 Hy ... sit:** 1 Kon 22:19; 2 Kron 18:18; Ps 47:9; Jes 6:1; Eseg 1:26-27; Op 4:2,9; 5:1,7,13; 6:16; 7:10,15; 19:4

* **21:5 Ek ... nuut:** 2 Kor 5:17

**k 21:6 Alfa ... Omega:** Dit is die eerste en laaste letters van die Griekse alfabet; vgl Op 1:8; 22:13.

* **21:6 die Begin ... Einde:** Jes 44:6; 48:12; Op 1:17; 22:13

* **21:6 die fontein ... water:** Ps 36:10; Jer 2:13

* **21:6 Dié ... verniet:** Jes 55:1; Joh 7:37; Op 22:17

**l 21:7 seun:** Volgens destydse opvatting was die dogters hierby ingesluit.

* **21:7 Ek … wees:** 2 Sam 7:14

* **21:8 die brandende … swael:** Jes 30:33; Matt 25:41; Op 19:20; 20:10,15; **vuur en swael:** Gen 19:24; Ps 11:6; Eseg 38:22; Op 19:20; *3 Mak* 2:5 •**Pseudepigrawe**

* **21:10 Hy het … gewys:** Eseg 40:2

* **21:11** Jes 60:1-2,19

**m 21:11 haar:** Vgl Op 21:2,9 waar die stad as bruid voorgestel word.

* **21:12-13** Eks 28:1; Eseg 48:30-35

* **21:15 'n goue … meet:** Eseg 40:3,5

* **21:16-17** Eseg 48:16-17

**n 21:16 *stadioi:*** 12 000 *stadioi* is ongeveer 2 220 kilometer; •Lengtemate.

**o 21:17 el:** 144 el is ongeveer 65 meter; •Lengtemate.

* **21:19 Die fondamente … versier:** Jes 54:11-12

* **21:22 die Here … Almagtige:** Am 3:13 LXX; 4:13 LXX; Op 1:8; 4:8; 11:17; 15:3; 16:14; 19:6,15

* **21:23 het die … haar verlig:** Jes 60:19-20; Op 22:5

* **21:24 die nasies … lig:** Jes 60:3,5; *Psalms van Salomo* 17:34,31 •**Pseudepigrawe**

* **21:25 Haar … wees nie:** Jes 60:11; **daar … wees nie:** Sag 14:7; Op 22:5

* **21:26** Ps 72:10-11; *Psalms van Salomo* 17:34,31 •**Pseudepigrawe**

* **21:27 niks … kry nie:** Jes 52:1; 1 Kor 6:9-10; 2 Pet 3:13; Op 22:15

* **21:27 die boekrol … lewe:** Eks 32:32-33; Ps 69:29; Dan 12:1; Fil 4:3; Op 3:5; 13:8; 17:8; 20:12,15

* **22:1** Eseg 47:1; Joël 3:18; Sag 14:8

* **22:2 die rivier … nasies:** Gen 2:9; 3:22; Eseg 47:12

* **22:3 Daar … wees nie:** Sag 14:11

* **22:4 Hulle sal … sien:** Ps 17:15; 42:3; Matt 5:8

* **22:4 Naam … voorkoppe:** Op 3:12

* **22:5 Daar … wees nie:** Sag 14:7; Op 21:25

* **22:5 Die behoefte … verlig:** Jes 60:19-20; Op 21:23

* **22:5 hulle vir … heers:** Dan 7:18,27; Op 5:10; 20:6

* **22:6 om … gebeur:** Dan 2:28-29,45; Op 1:1,19

* **22:7 Ek … gou:** Op 2:16; 3:11; 22:12,20

**p 22:9 broers:** Volgens destydse opvatting was die susters hierby ingesluit.

* **22:8-9 het ek … God:** Hand 10:25-26; Op 19:10

* **22:10 Moenie … naby:** Dan 12:4; **want … naby:** Op 1:3

* **22:12 Ek … gou:** Op 2:16; 3:11; 22:7,20

* **22:12 die beloning … My:** Jes 40:10; 62:11

* **22:12 om … beloon:** Ps 28:4; 62:13; Spr 24:12; Jes 59:18; Jer 17:10; Rom 2:6; 1 Kor 3:8; 2 Kor 11:15; 2 Tim 4:14; 1 Pet 1:17; Op 2:23; 18:6; 20:13-14

**q 22:13 Alfa … Omega:** Dit is die eerste en laaste letters van die Griekse alfabet; vgl Op 1:8; 21:6.

**r 22:13 die Eerste … Laaste:** Toespeling op Jes 41:4; 44:6; 48:12 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 1:17; 2:8.

* **22:13 die Begin … Einde:** Op 21:6

**s 22:14 *stolas:*** *Stola* (enkelvoud), 'n lang toga wat ooreenstem met die Joodse *talliet.* Dit strek tot op die voete en is 'n simbool van hoë status en waardigheid; •Kleredrag.

* **22:14 die boom … lewe:** Gen 2:9; 3:22; Eseg 47:12; Op 22:2,19

* **22:15** 1 Kor 6:9-10; Op 21:8,27

**t 22:15 honde:** Onreines.

**u 22:16 loot:** Kan ook vertaal word met "wortel".

**v 22:16 Ek is … Dawid:** Toespeling op Jes 11:1,10 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Rom 1:3; Op 5:5.

**w 22:16 die … môrester:** Toespeling op Num 24:17 as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 2:28.

* **22:17 laat elkeen wat dors … verniet:** Jes 55:1; Joh 7:37; Op 21:6

* **22:18-19 As iemand … wegneem:** Deut 4:2; 12:32

* **22:19 die boom … lewe:** Gen 2:9; 3:22; Eseg 47:12; Op 22:2,14

* **22:20 Ek … gou:** Op 2:16; 3:11; 22:7,12

# PSALMS



**Inleiding**

Die naam van die boek is in Hebreeus *Tehillim* wat met die woord "lofprysings" vertaal kan word. Die woord *psalm* kom van die Griekse woord *psalmos* wat op sy beurt 'n vertaling is van die Hebreeuse woord *mizmor*. Die woord *mizmor* dui 'n lied aan wat met begeleiding gesing word. Die naam *Psalms* word van die vroegste tye af in die Christelike kerk gebruik vir die versameling van 150 liedere in die Ou Testament.

Die verskillende liedere wat onder die naam *Psalms* oorgelewer is, het oor 'n baie lang tydperk ontstaan. Daar is baie ou psalms wat dateer uit die tyd van die Israelitiese koningskap, dit wil sê voor 722 vC (bv Ps 45). 'n Aantal psalms kom uit die tyd van die Babiloniese ballingskap (bv Ps 69; 137), terwyl ander weer in die tyd ná die ballingskap ontstaan het. Teen die einde van die derde eeu vC was die versameling liedere wat ons as die *Psalms* ken, reeds as 'n eenheid in die heilige Joodse geskrifte opgeneem en ná 100 vC is daar geen veranderings aan hierdie bundel liedere gemaak nie.

Daar bestaan onsekerheid oor waar hierdie liedere ontstaan het. Enkele psalms kom waarskynlik uit Israel (bv 29; 77; 80; 81). Dit is egter duidelik dat die meerderheid van die psalms hulle oorsprong in en om die tempel in Jerusalem gehad het (vgl Ps 48). Ander getuig weer daarvan dat die outeur waarskynlik ver van die tempel (vgl Ps 42:7) en selfs in 'n vreemde land was (vgl Ps 120:5; 137:4).

Die persone wat die verskillende psalms in eenhede en later as 'n boek saamgebundel het, het ook die meeste psalms van opskrifte voorsien. Drie en sewentig van die psalms dra die opskrif "Van Dawid". Dit beteken egter nie dat Dawid hierdie psalms gedig het nie, maar dat dit aan hom opgedra word, of dat dit dalk deel was van 'n ouer versameling onder die naam "Dawid". Uit Psalm 72 is dit duidelik dat die opskrif nie noodwendig outeurskap aandui nie, want terwyl die opskrif lui "Van Salomo", staan daar in die onderskrif "Die gebede van Dawid, die seun van Isai, eindig hier". In sommige van die opskrifte wat die naam "Van Dawid" dra, word die psalm verbind met gebeurtenisse uit die lewe van Dawid soos dit opgeteken is in die Samuelboeke. Daar is egter ook verskille tussen die gegewens in die psalmopskrifte en die vertellings in die Samuelboeke (vgl Ps 34:1 en 1 Sam 21:10-15).

Dit is onbekend wie die oorspronklike skrywers van die verskillende psalms was; in baie gevalle was daar waarskynlik meer as een outeur. Die tempelpersoneel in Jerusalem het beslis die grootste bydrae gelewer tot die ontstaan van die psalmboek soos ons dit vandag ken.

Die eerste lesers of liewer hoorders was waarskynlik die binnekring van mense waar elke psalm ontstaan het. Uit gedeeltes soos 1 Kronieke 16:7-36 kan die afleiding gemaak word dat Levitiese tempelsangers van die psalms bekend gestel het aan die gelowiges wat die tempel besoek het. Dit is ook uit die inhoud van psalms duidelik dat die meerderheid van die liedere die eerste keer gesing en gehoor is in die tempel in Jerusalem.

Die boek *Psalms* is 'n versameling liedere uit die ervaringswêreld van Ou-Testamentiese gelowiges. Dit is poëtiese tekste waarin parallelisme of gedagterym die basiese kenmerk is: Twee opeenvolgende sinne of sinsnedes vul mekaar telkens aan deurdat die tweede sin die

gedagtes van die eerste herhaal of uitbrei, of 'n teenstelling daarmee vorm.

Verder word in hierdie liedere ruim gebruik gemaak van metafore en ander stylfigure. Deur beeldende taal word daar baie meer gesê as wat moontlik sou wees met blote omskrywings. Dit gee aan die psalms besondere teologiese diepte.

Die psalms kan in verskillende literêre tipes ingedeel word. Daar kan lofliedere (bv Ps 8; 33), klaagliedere van die enkeling (bv Ps 3; 13) en klaagliedere van die volk (bv Ps 40; 79), vertrouensliedere (bv Ps 23), dankliedere van die enkeling (bv Ps 40) en dankliedere van die volk (bv Ps 68), asook wysheidpsalms (bv Ps 32; 119) en leerdigte (bv Ps 78) onderskei word. Op grond van die inhoud identifiseer geleerdes ook nog koningspsalms, vloekpsalms, troonbestygingspsalms, historiese psalms en natuurpsalms. Sewe van die psalms (25; 34; 37; 111; 112; 119; 145) is akrostiese gedigte waarin elke vers of klein eenheid begin met 'n opeenvolgende letter van die Hebreeuse alfabet.

Volgens die opskrifte is groepe psalms saamgevoeg. So vorm die "Psalms van Dawid" kleiner eenhede (vgl die twee groepe 3 — 32 en 34 — 41). Psalms 113 tot 118 vorm ook 'n groep wat tydens die groot jaarlikse feeste gesing is. Vyftien psalms (120 — 134) dra die titel "Pelgrimslied", terwyl die laaste groep (146 — 150) telkens begin en eindig met die oproep "Halleluja" wat "Loof die HERE" beteken.

Alle menslike ervarings en emosies, soos vreugde, angs, dankbaarheid en selfs woede kom tot uitdrukking in die psalms. Die grond waarop elke psalm berus, is die digter se verbondenheid aan die lewende God. In tye van nood soos siekte, hongersnood en oorlog het gelowiges hulle voor God verootmoedig en Hom om genade gesmeek op grond van sy beloftes en optrede in die verlede. Die almag van God en sy vermoë om uit enige nood te red, is dan telkens op die voorgrond. Temas wat ook dikwels aan die orde kom, is skuldbelydenis en die pleit om vergifnis. Lof aan God is egter die oorkoepelende tema van die boek. Die vergifnis wat Hy skenk en sy verlossing uit nood lei altyd tot lof en die prys van sy Naam. Die boek eindig dan ook met 'n loflied waarin alles wat lewe opgeroep word om die *Here* te loof. Die psalms dra tereg die Hebreeuse naam *Tehillim,* 'lofprysings', soos in die aanvangsin vermeld.

Na aanleiding van die vyf "Boeke van Moses" (*Genesis* tot *Deuteronomium*) is die versameling psalms deur die samestellers in vyf eenhede of "boeke" verdeel. Psalm 1 en 2 dien as inleiding by die versameling. Die eerste vier eenhede eindig met 'n lofprysing en die woord *Amen*. Die laaste eenheid se lofprysing omvat Psalm 146 tot 150.

1 — 2 Inleiding
3 — 41 Boek 1
42 — 72 Boek 2
73 — 89 Boek 3
90 — 106 Boek 4
107 — 145 Boek 5 met lofprysing 146 — 150

## INLEIDING

(Ps 1 — 2)

# 1

1 Gelukkig is die mens
wat nie die raad van goddelose mense volg,
nie op die pad van sondaars staan
en nie in die byeenkoms van spotters sit nie,
2 maar wat vreugde in die wet van die Here vind
en sy wet dag en nag prewelend opsê.[a]
3 So iemand sal wees soos 'n boom
geplant langs watervore,
wat sy vrugte op sy tyd gee
en waarvan die blare nie verdor nie.
Alles wat hy aanpak, gedy.

4 So is die goddelose mense nie; inteendeel,
hulle is soos kaf wat die wind wegwaai.
5 Daarom sal goddelose mense nie staande bly
waar reg gespreek word,
of sondaars waar •regverdiges byeenkom nie.

6 Ja, die Here sorg vir die pad van regverdiges,
maar die pad van goddelose mense loop dood.

**2** 1 [b]*Waarom is die volke rusteloos
en maak die nasies nuttelose planne?
2 [c]Die konings van die aarde neem stelling in
en die regeerders span saam
teen die HERE en sy gesalfde:
3 "Kom ons breek hulle boeie stukkend,
kom ons gooi hulle bande van ons af."

4 Hy wat in die hemel sit, lag;
my Heer dryf die spot met hulle.
5 Dan spreek Hy hulle in sy toorn aan,
met sy woede verskrik Hy hulle:
6 "Ek het self my koning gesalf
op Sion, my heilige berg."

7 Ek wil die vaste besluit bekend maak:
Die HERE het vir my gesê: "Jy is my seun,
vandag het Ek jou verwek.[d]
8 *Vra dit van My en Ek sal volke gee as jou erfdeel,*
die uithoeke van die aarde as jou eiendom.
9 *Jy sal hulle verpletter met 'n ystersepter,
soos erdewerk[e] sal jy hulle stukkend slaan."

10 Nou, konings, wees daarom verstandig;
wees gewaarsku, regters van die aarde!
11 *Dien die HERE met ontsag
en juig Hom toe met bewing.
12 Soen sy seun,[f] anders word Hy kwaad,
en gaan julle op pad ten gronde,
want sy woede vlam maklik op.
Gelukkig is almal wat by Hom skuil.

## BOEK EEN

(Ps 3 — 41)

**3** 1 'n Psalm. Van Dawid. Toe hy vir sy seun Absalom gevlug het.*

2 HERE, hoe het my teenstanders vermeerder!
So baie staan teen my op!
3 Baie sê van my:
"By God is daar vir hom geen redding nie." •*Sela*

4 Maar U, HERE, is 'n skild rondom my,
my eer, en die een wat my kop hoog hou.

5 Wanneer ek hardop roep na die HERE,
antwoord Hy my van sy heilige berg af. *Sela*
6 Ek kan gaan lê, aan die slaap raak en wakker word,
want die HERE ondersteun my.
7 Ek is nie bang vir tienduisende manskappe
wat reg rondom teen my stelling inneem nie.
8 Staan op, HERE, verlos my, my God,
want U het al my vyande op die kakebeen geslaan;
die tande van die goddelose mense het U gebreek.

9 By die HERE is daar redding;
op u volk rus u seën. *Sela*

**4** 1 Vir die •musiekleier.g Met snarespel. 'n Psalm. Van Dawid.

2 God wat my reg handhaaf,
antwoord my wanneer ek roep.
In die noute het U vir my ruimte gemaak;
wees my genadig en hoor my gebed.

3 Mense, hoe lank gaan julle my eer nog skend?
Julle het nietigheid lief en wat julle najaag, is vals. •*Sela*
4 Julle moet weet dat die HERE wonders doen
vir sy getroue volgelinge;
die HERE hoor wanneer ek na Hom roep.
5 Sidder, moenie sondig nie;*
dink daaroor na op julle beddens en wees stil. *Sela*
6 Bring die gepaste offers
en stel julle vertroue in die HERE.

7 Baie mense sê: "Wie sal ons weer die goeie laat beleef?"
Laat tog die lig van u teenwoordigheid oor ons skyn, HERE!
8 U het vreugde in my hart gegee,
meer as in die tyd wanneer koring en mos volop is.
9 In vrede kan ek gaan lê en aan die slaap raak,
want net U, HERE, laat my veilig woon.

**5** 1 Vir die •musiekleier. Met fluitspel. 'n Psalm. Van Dawid.

2 Luister tog na my woorde, HERE;
verstaan my versugting!
3 Slaan ag op my noodkreet,
my Koning en my God,
want tot U bid ek!

4 HERE, in die oggend hoor U my stem,
in die oggend lê ek my saak aan U voor, en wag.

5 U is immers nie 'n God wat goddeloosheid duld nie;
boosheid het by U geen plek nie.
6 Grootpraters kan voor U oë nie staande bly nie;
U het 'n weersin in almal wat onreg pleeg.
7 U laat leuenaars ten gronde gaan;
die HERE verafsku mense wat bloed vergiet en bedrog pleeg.
8 Maar ék mag op grond van u oorvloedige troue liefde na u huis kom;
uit ontsag vir U buig ek in aanbidding na u heilige tempel.
9 Omdat ek teenstanders het, HERE,
lei my deur u regverdige optrede,
maak u pad voor my reguit.

10 Daar is regtig niks betroubaars in hulle mond nie,
hulle binneste huisves vernietiging,
hulle keel is 'n oop graf,
hulle tong praat vleitaal.*
11 Laat hulle boet, o God,
laat hulle deur hulle eie planne tot 'n val kom.
Dryf hulle uitmekaar oor hulle baie oortredinge,
want hulle is teen U in opstand.

12 Maar laat almal wat by U skuil, bly wees;
laat hulle vir altyd juig en mag U hulle beskerm.
Laat dié wat u Naam liefhet, hulle in U verheug.
13 Want U, HERE, U seën die •regverdige,
as 'n skild omring U hom met welwillendheid.

**6** 1 Vir die •musiekleier. Met snarespel. Op die *Sjeminiet*.h 'n Psalm. Van Dawid.

2 HERE, moet my nie in u woede teregwys
en my nie in u toorn bestraf nie.
3 Wees my genadig, HERE, want ek, ek kwyn weg;
genees my, HERE, want ek is tot in my gebeente beangs,
4 ja, ek is heeltemal vreesbevange.i
Ag, HERE, hoe lank nog?

5 Keer terug, HERE, red my;
verlos my op grond van u troue liefde!
6 Waarlik, in die dood kan u gevierde Naam nie aangeroep word nie.
Wie kan U in die •doderyk loof?

7 Ek is moeg van my gesug,
elke nag deurdrenk ek my bed,
deurweek ek my slaapbank met trane.
8 My oë is dik geswel van verdriet,
vermoeid vanweë al my teenstanders.

9 Gee pad van my af, almal wat onreg pleeg,*
want die HERE het gehoor hoe hard ek huil.
10 Die HERE het my smeking gehoor;
die HERE aanvaar my gebed.
11 Al my vyande staan beskaamd, hulle is heeltemal vreesbevange.
In 'n oogwink draai hulle verneder weg.

# 7

1 *Sjighajoon.*j Van Dawid. Wat hy vir die HERE gesing het na aanleiding van die woorde van Kus, 'n Benjaminiet.*

2 HERE, my God, by U skuil ek;
verlos my van almal wat my agtervolg, en red my,
3 anders verskeur hulle my soos 'n leeu
wat prooi wegsleep terwyl niemand kan red nie.

4 HERE, my God, as ek iets gedoen het,
as daar onreg aan my hande kleef,
5 as ek my vriend kwaad aangedoen het,
my teenstander sonder rede beroof het,
6 mag die vyand my dan agtervolg en inhaal,
my lewe in die grond vertrap
en my eer deur die modder sleep.k •*Sela*

7 Staan op, HERE, in u woede,
tree op teen die uitbarstings van my teenstanders,
word wakker, my God,l vel die oordeel!
8 Laat nasies rondom U vergader;
keer terug na u verhewe plek bo hulle.
9 Die HERE spreek reg oor volke.
Oordeel my op grond van my regverdige optrede, HERE,
op grond van my onbesprokenheid, Verhewene.m

10 Beëindig tog die boosheid van goddelose mense,
maar hou die regverdiges staande,
ja, U wat hart en niere toets,n* o regverdige God!
11 Die verhewe God is my skild,o
Hy wat die opregtes van hart verlos.
12 God is 'n regverdige regter,
elke dag 'n bestraffende God.
13 As iemand hom nie bekeer nie,*
maak Hy sy swaard skerp,
span Hy sy boog en lê daarmee aan.
14 Hy maak vir Hom dodelike wapens gereed;
Hy maak van sy pyle brandpyle.*

15 Kyk, wie verwagtend is van onreg
en swanger is van boosheid,
gee geboorte aan bedrog.

**b** **46:1** ***Alamoot:*** Die woord kan vertaal word met "meisies". Dit dui waarskynlik op die melodie waarop die lied gesing is, of op 'n musikale styl; vgl 1 Kron 15:20.

* **46:3-4** Luk 21:25

* **46:7** Op 11:18

**c** **47:6** **troon:** Die woord kom nie in die bronteks voor nie, maar word wel veronderstel; vgl vs 9.

**d** **47:8** **lied … onderrig:** Die bronteks lui "sing 'n *maskiel"*. Dit is 'n tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is; •*Maskiel*.

* **47:9** Op 4:2,9,10; 5:1,7,13; 6:16; 7:10,15; 19:4; 21:8

**e** **47:10** **by:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "die volk".

**f** **47:10** **skilde … aarde:** Dit verwys na beskermers.

* **48:3** Matt 5:35

**g** **48:11** **regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**h** **48:14** **bekyk:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**i** **48:15** **vir altyd:** Hierdie lesing sluit aan by die LXX. Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**j** **49:6** **wandade … bedrieërs:** Die lesing is verkry deur 'n wysiging van die vokale. Die bronteks lui "die wandade van my hakskene".

**k** **49:12** **Die graf:** Die LXX en Siriese vertalings word hier gevolg. Die bronteks lui "hulle binneste".

**l** **49:14** **uiteinde:** Die bronteks kan ook vertaal word "hulle volgelinge".

**m** **49:15** **Opregtes … wonings:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

* **50:6** Heb 12:23b

* **50:12** Hand 17:25; 1 Kor 10:26

* **50:14** Heb 13:15

* **50:16-21** Rom 2:21

* **50:23** **Wie dank … eer My:** Heb 13:15

**n** **50:23** **wie let … pad:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

* **51:2** 2 Sam 11

* **51:3** Luk 18:13

* **51:6 Teen … u oë:** Luk 15:18

* **51:6 sodat … oordeel:** Rom 3:4

* **51:7** Joh 9:34; Rom 7:14

**o 51:9 marjolein:** 'n Bossie wat teen mure groei en waarmee reinigingswater gesprinkel is. Die volksnaam *hisop* is 'n transliterasie van die Hebreeuse woord.

**p 51:11 Sluit u oë:** Letterlik 'hou u gesig toe'.

**q 51:16 bloedskuld:** Bloedskuld het ontstaan wanneer 'n persoon iets gedoen het wat die dood verdien, byvoorbeeld 'n moord gepleeg het.

* **51:16 Red … bloedskuld:** Lev 17:4; 20:9

**r 51:19 my offer, o God:** Hierdie lesing is verkry deur die wysiging van een vokaal. Die bronteks lui "offers van God".

**s 51:21 voloffers:** 'n Offer wat volledig verbrand is.

**t 52:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

* **52:2** 1 Sam 21:2-10; 1 Sam 22:6-23

**u 52:9 Hy … toevlug:** Die bronteks kan ook vertaal word "Hy vind krag".

**v 53:1** ***Magalat:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid. Dit kan die naam van 'n melodie of 'n musiekinstrument wees, of dit dui op 'n musikale styl.

**w 53:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

* **53:2-4** Rom 3:10-12

**x 53:6 jou:** Dit verwys na God se volk; vgl vs 5.

**y 54:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

* **54:2** 1 Sam 23:19; 26:1

**z 54:9 u Naam:** Die bronteks lui "dit".

**a 55:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

**b 55:3 Klaend … ontsteld:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**c 55:4 Hulle … uit:** Hierdie lesing is verkry deur die wysiging van een konsonant. Die

bronteks lui “hulle laat wankel onreg oor my”.

**d 55:16 Mag … betrap:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**e 55:16 doderyk:** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal.

* **55:16 mag hulle … doderyk:** Num 16:30-33

**f 55:18 aand … middag:** In die tyd van die Ou Testament was die dagindeling van sononder tot sononder; •Nag en dag.

**g 55:21 So iemand:** Die woorde “so iemand” is bygevoeg ter wille van duidelikheid. Die bronteks lui “hy”; vgl vs 13-15.

* **55:23** 1 Pet 5:7

**h 56:1 *Jonat … regokiem:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid. Dit verwys waarskynlik na die melodie waarop die psalm gesing is. Sommige vertalings bring 'n klein wysiging in die teks aan en vertaal “die duif van die veraf •terebinte”.

**i 56:1 *Miktaam:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid.

* **56:1 Toe … gevang het:** 1 Sam 21:1-15; 27:1-7

**j 56:8 Werp … uit:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**k 56:9 leersak:** 'n Sak waarin wyn of water gehou is.

**l 56:14 bewaar:** Die woord kom nie in die bronteks voor nie, maar word veronderstel.

**m 57:1 *Al tasjgeet:*** Die Hebreeus vir ‘moenie verwoes nie’. Dit verwys waarskynlik na die melodie waarop die psalm gesing is.

**n 57:1 *Miktaam:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid.

* **57:1 Toe … gevlug het:** 1 Sam 22:1; 1 Sam 24

**o 57:6 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

**p 58:1 *Al tasjgeet:*** Die Hebreeus vir ‘moenie verwoes nie’. Dit verwys waarskynlik na die melodie waarop die psalm gesing is.

**q 58:1 *Miktaam:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid.

**r 58:2 Julle … regspraak:** Hierdie lesing is verkry deur die wysiging van een vokaal. Die bronteks lui “Is dit werklik stilte, reg wat julle spreek?”

**s 58:8 vertrap … verdroog:** Die betekenis van die bronteks is onduidelik. Letterlik ‘mag Hy sy pyle span soos hulle verdroog’.

**t** 58:10 **Voordat ... wegwaai:** Hierdie lesing volg die LXX gedeeltelik. Die betekenis van die bronteks is onduidelik. Letterlik 'voordat julle potte dorings waarneem, soos rou (vleis), soos woede sal hy dit wegwaai'.

**u** 59:1 ***Al tasjgeet:*** Die Hebreeus vir 'moenie verwoes nie'. Dit verwys waarskynlik na die melodie waarop die psalm gesing is.

**v** 59:1 ***Miktaam:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid.

* 59:1 **Toe ... maak:** 1 Sam 19:11

**w** 59:10 **My Sterkte:** Die LXX en baie Hebreeuse manuskripte word hier gevolg. Die bronteks lui "Sy Sterkte".

**x** 59:14 **mense:** Die bronteks lui "hulle".

**y** 59:16 **tjank:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "oornag".

**z** 60:1 ***Sjoesjan edoet:*** Die frase beteken waarskynlik 'die lelie van die getuienis'. Dit is waarskynlik 'n aanduiding van die melodie waarop die psalm gesing is.

**a** 60:1 ***Miktaam:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid.

* 60:2 2 Sam 8

**b** 60:2 **Aram-Naharajim:** Letterlik 'Aram van die twee riviere'. Dit verwys na Mesopotamië.

**c** 60:7 **regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**d** 60:8 **Sigem ... Sukkot:** Die name verteenwoordig die gebiede oos en wes van die Jordaan.

**e** 60:10 **op ... sandaal:** In die tyd van die Ou Testament is 'n sandaal gebruik om verandering van eienaarskap aan te dui; vgl Rut 4:7.

**f** 62:1 ***Jedoetoen:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid. Dit is 'n musiekterm, of 'n verwysing na die musiekleier Jedoetoen; vgl Neh 11:17; 1 Kron 9:16; 16:38.

**g** 62:10 **weegskaal ... op:** Dit beteken dat hulle op 'n balanseerskaal geen gewig het nie.

* 62:11 **Rykdom ... verpand nie:** Matt 19:22; 1 Tim 6:17

* 62:13 Matt 16:27; Rom 2:6; 2 Tim 4:14; 1 Pet 1:17; Op 2:23; 20:12-13; 22:12

* 63:1 **Dawid ... was:** 2 Sam 15:23,28

**h** 63:1 **woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

**i** 63:7 **prewel:** Die Hebreeuse woord verwys na die Joodse gebruik om die Tien Gebooie en ander wette van die Ou Testament gedurig saggies vir jouself op te sê.

**j 63:9 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**k 64:9 Dit ... teen hulle:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**l 65:2 Aan ... toe:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "Vir U, stilte, 'n lofsang."

* **65:8** Luk 21:25

**m 65:13 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **66:6 Hy het ... verander:** Eks 13:17 — 14:31

* **66:6 Hulle het ... gegaan:** Jos 3:1-17

* **66:10** 1 Pet 1:7

**n 66:11 las ... skouers:** Letterlik ''n kwelling op ons heupe'.

**o 66:17 op ... tong:** Die bronteks lui "onder my tong".

* **66:18** Joh 9:31

* **67:3** Hand 28:28

* **68:2** Num 10:35

* **68:9** Rig 5:4-5; Heb 12:26

**p 68:13 mooi ... tuis:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**q 68:15 in ... land:** Die bronteks lui "in haar".

**r 68:18 van Sinai aangekom:** Hierdie lesing is verkry deur 'n ander verdeling van die Hebreeuse konsonante. Die bronteks lui "my Heer is in hulle, Sinai in die heiligdom".

**s 68:19 skatplig:** 'n Heffing wat 'n veroweraar aan 'n verowerde volk oplê. Dit was algemene gebruik in die tyd van die Ou Testament.

**t 68:19 Nadat ... hoogte:** In Ef 4:8 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

**u 68:22 in ... volhard:** Die bronteks lui "in hulle sondeskuld wandel".

**v 68:24 in ... afspoel:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "in bloed kan verpletter".

**w 68:27 bron ... Israel:** Dit verwys na die heiligdom.

**x 68:31 gediertes ... riete:** Dit verwys na Egipte.

**y** **68:31** **Bestraf … oorlog hou:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid. Hierdie lesing volg gedeeltelik die LXX.

**z** **68:32** **Kussiete:** Dit is inwoners van 'n gebied suidoos van Egipte.

**a** **68:36** **Israel:** Die naam Israel kom nie in die bronteks voor nie, maar word veronderstel.

* **68:36** **God moet … word:** 2 Thess 1:10

**b** **69:1** ***Sjosjaniem:*** Die Hebreeuse woord beteken ‘lelies’. Dit verwys moontlik na die melodie waarop die psalm gesing is.

**c** **69:5** **Dié … haat:** In Joh 15:25 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

**d** **69:10** **want … verteer:** In Joh 2:17 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

* **69:16** **put:** Ps 55:24

**e** **69:21** **verswak:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**f** **69:22** **en vir … drink:** Matt 27:34,48; Mark 15:23,36; Luk 23:36; Joh 19:29 is toespelings hierop as heenwysing na Jesus Christus.

* **69:23-24** Rom 11:9-10

* **69:25** Op 16:1

* **69:26** Hand 1:20

* **69:29** Fil 4:3; Op 3:5; 13:8; 17:8; 20:12,15; 21:27

**g** **69:34** **sy gevangenes:** Dit verwys na God se volk in ballingskap.

**h** **69:36** **die land:** Die bronteks lui “haar”.

**i** **71:6** **naelstring geknip:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**j** **71:16** **ingaan … vermelding:** “Ingaan” verwys na die besoek aan die tempel. “Met vermelding” ontbreek in die bronteks en is bygevoeg ter wille van duidelikheid.

**k** **71:18** **magtige optrede:** Die bronteks lui “arm”.

**l** **71:20** **lewend maak:** In verbondstaal beteken dit dat die verhouding met God herstel sal word.

**m** **71:24** **prewel:** Die Hebreeuse woord verwys na die Joodse gebruik om die Tien Gebooie en ander wette van die Ou Testament gedurig saggies vir jouself op te sê.

**n 71:24 daardie mense:** Vgl vs 13. Die bronteks lui “hulle”.

**o 72:4 kinders … verlos:** Armes en hulle kinders is dikwels as skuldslawe geneem; vgl Deut 15; 2 Kon 4:1.

**p 72:6 die koning:** Die bronteks lui “hy”.

**q 72:6 soos … deurweek:** Hierdie lesing is verkry deur 'n geringe tekswysiging. Die bronteks lui “soos reënbuie, druppels van die grond”.

**r 72:8 Eufraat:** Die Eufraat het deur die ryke van Babilonië en Assirië, vyande van Israel, gevloei.

**s 72:10-11** Matt 2:11 is 'n toespeling op hierdie verse as heenwysing na Jesus Christus; vgl Op 21:26.

**t 72:10 skatplig:** 'n Heffing wat 'n veroweraar aan 'n verowerde volk oplê. Dit was algemene gebruik in die tyd van die Ou Testament.

**u 72:15** Matt 2:11 is 'n toespeling op hierdie vers as heenwysing na Jesus Christus.

**v 72:17 Mag … voortleef:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

* **72:18** Luk 1:68

**w 72:18-19 Die HERE … •*amen*:** Hierdie twee verse dien as afsluiting van die tweede versameling in die Psalmboek.

**x 73:7 sondeskuld:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “hulle oë”.

**y 73:10** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**z 73:10 God:** Die bronteks lui “Hy”.

**a 73:10 Daarom … terug:** Hierdie woorde is waarskynlik bygevoeg deur 'n persoon in die tempel wat die teks oorgeskryf het; vgl vs 17.

**b 73:10 Wie vol is:** Hierdie lesing is verkry deur die wysiging van een vokaal. Die bronteks lui “water van vol”.

**c 73:21 hart, niere:** Die hart is beskou as die setel van die denke en die niere as die setel van die emosies.

**d 74:1 *Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

* **74:2** Hand 20:28

**e 74:5-6 Toe hulle … breekysters:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid. Hierdie lesing is verkry deur die wysiging van enkele vokale.

**f 74:11 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**g 74:11 Trek ... kleed:** Dit verwys na die vou van die klere voor die bors wat as 'n sak kon dien.

**h 74:14 Leviatan:** 'n Mitologiese seemonster wat by die skepping deur God verslaan is.

**i 74:20 donker ... wêreld:** Dit verwys na lande waar die Judeërs in ballingskap was.

**j 75:1 *Al tasjgeet:*** Die Hebreeus vir 'moenie verwoes nie'. Dit verwys waarskynlik na die melodie waarop die psalm gesing is.

**k 75:3 God sê:** Hierdie woorde kom nie in die bronteks voor nie, maar word wel veronderstel.

**l 75:3 Wanneer ... het:** Die bronteks lui "Wanneer Ek 'n vasgestelde tyd neem".

**m 75:5 horings oplig:** 'n Idioom vir kragvertoon en verset.

**n 75:7 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **75:9** Op 14:10; 15:7; 16:19

**o 76:3 Salem:** Dit is 'n ander naam vir Jerusalem.

**p 76:3 skuilplek ... Sion:** God word hier met 'n leeu vergelyk.

**q 76:5 berge ... wees:** Dit verwys na die heuwels waarop Jerusalem gebou was, wat die vyand wou verower.

**r 76:8 krag ... woede:** Hierdie lesing is verkry deur 'n geringe wysiging in die bronteks. Die bronteks lui "vanaf u woede".

**s 76:11 feesvier ... eer:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "U omgord U".

**t 76:12 Almal ... is:** Dit verwys na die nasies rondom Juda; vgl vs 11.

**u 77:1 *Jedoetoen:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid. Dit is 'n musiekterm, of 'n verwysing na die musiekleier Jedoetoen; vgl Neh 11:17; 1 Kron 9:16; 16:38.

**v 77:13 prewel:** Die Hebreeuse woord verwys na die Joodse gebruik om die Tien Gebooie en ander wette van die Ou Testament gedurig saggies vir jouself op te sê.

**w 78:1 *Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

**x 78:2** In Matt 13:35 word hierdie vers aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

* **78:4** Ef 6:4

* **78:8** Hand 2:40

* **78:15** 1 Kor 10:4

**y** **78:15** **woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

**z** **78:18** **doelbewus:** Die Hebreeuse idioom is “met hulle harte”.

* **78:24-29** 1 Kor 10:3

* **78:24** Joh 6:31; Op 2:17

**a** **78:25** **brood … engele:** Hierdie lesing volg die LXX. Die bronteks lui “brood van magtiges”.

* **78:31** 1 Kor 10:5

**b** **78:35** **losser:** God word hier vergelyk met 'n “losser” wat sy mense, nadat hulle skuldslawe geword het, losgekoop het.

* **78:37** Hand 8:21

**c** **78:42** **Hulle … nie:** Die bronteks lui “Hulle het nie sy hand onthou nie”.

* **78:44** Op 16:4

**d** **78:45** **dit … geteister:** Letterlik ‘dit het hulle geëet’.

* **78:51** **Gam:** Gen 10:6

**e** **78:54** **regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**f** **78:55** **hulle:** Dit verwys na die nasies wat uitgedryf is.

**g** **78:58** **hoogtes:** Dit is die heiligdomme waar die vrugbaarheidsgodsdiens beoefen is.

* **78:60** **tabernakel … Silo:** Jos 18:1; 1 Sam 1:3

**h** **78:60** **tent … gewoon het:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “die tent wat Hy tussen mense laat woon het”.

**i** **78:61** **krag … heerlikheid:** Dit verwys na die verbondsark; vgl 1 Sam 4:1-22; •Ark.

**j** **78:69** **so … gebou:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**k** **78:72** **Dawid:** Die bronteks lui “hy”.

* **79:1** Luk 21:24; Op 11:2

* **79:3** Op 16:6

* **79:6** 1 Thess 4:5; 2 Thess 1:8

* **79:10** Op 6:10; 19:2

**l 79:11 groot mag:** Die bronteks lui “volgens u groot arm”.

**m 80:1 *Sjosjaniem:*** Die Hebreeuse woord beteken ‘lelies’. Dit verwys moontlik na die melodie waarop die psalm gesing is.

**n 80:1 *edoet:*** Die Hebreeuse woord beteken ‘getuienis’. Dit is waarskynlik 'n verwysing na 'n liturgiese gebruik van die psalm.

**o 80:2 gerubs troon:** Die •verbondsark met die gerubs daarop is beskou as God se troon; vgl Num 7:89; 1 Sam 4:4.

**p 80:7 ons:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “hulle”.

**q 80:12 tot … see:** Dit verwys na die Middellandse See aan die westekant van Palestina.

**r 80:12 tot … rivier:** Dit verwys na die •Eufraat oos van Palestina.

**s 80:16 die steggie:** Oor die betekenis van die Hebreeuse woord is daar onsekerheid.

**t 80:16 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**u 80:17 die vyande:** Die bronteks lui “hulle”.

**v 80:18 man … regterkant:** Dit verwys na die koning in Jerusalem wie se paleis regs (suid) van die tempel was.

**w 80:19 Maak … lewend:** In verbondstaal beteken dit die verhouding met God word herstel.

**x 81:1 *Ghitiet:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid; dit is waarskynlik 'n musiekterm.

**y 81:6 taal … hoor ek:** Die psalmdigter verwys hier na die openbaring wat hy van God ontvang.

**z 81:7 las … skouer:** Dit verwys na Israel se slawewerk in Egipte.

* **81:8 donderweer:** Eks 19:16,19

**a 81:17 Israel:** Die bronteks lui “hom”.

* **81:17 koring … heuning:** Deut 32:13-14

**b 82:5 Hulle:** Dit verwys na die afgode.

* **82:6 Ek het … gode:** Joh 10:34

**c** 83:9 **nageslag … gereik:** Die bronteks lui “hulle was 'n arm vir die kinders van Lot”.

* 83:10 **Midian:** Rig 7:25

* 83:10 **Sisera … Kison:** Rig 4:15,23; 5:21

* 83:12 **Oreb … Seëb:** Rig 7:24,25

* 83:12 **Seba … Salmunna:** Rig 8:21

**d** 84:1 ***Ghitiet:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid; dit is waarskynlik 'n musiekterm.

**e** 84:6 **pelgrimstogte … gedagtes:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “grootpaaie is in hulle hart”.

**f** 84:7 **Baka-vallei:** Daar is onsekerheid oor die betekenis van die woord “Baka” en die ligging van die Baka-vallei.

**g** 84:7 **waterpoele:** Kan ook vertaal met “seëninge”.

**h** 84:10 **ons skild:** Dit verwys na die koning in Jerusalem; vgl 47:10; 89:19.

**i** 85:7 **lewend maak:** In verbondstaal beteken dit die verhouding met God word herstel.

* 86:9 Op 15:4

**j** 86:11 **leef:** Die bronteks lui “loop”.

**k** 86:13 **doderyk:** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal.

**l** 87:1 **Die … gelê het:** Die bronteks lui “sy fondament”; die LXX lui “sy fondamente”.

**m** 87:3 **gesê:** Dit verwys na 'n profesie oor die toekomstige Jerusalem.

**n** 87:4 **Rahab:** 'n Mitiese seemonster. Dit verwys na Egipte.

**o** 87:4 **Kus:** Dit is Nubië, 'n gebied suidoos van Egipte.

**p** 87:4 **wat daar … is:** Dit beteken dat hierdie nasies in die toekoms volle burgers van die godstad sal wees.

**q** 87:6 **in … boek:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “wanneer Hy skryf”.

**r** 87:7 Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**s** 87:7 **Al … bronne:** God self is die bron van verlossing (vgl Jes 12:3), van blydskap en van lewe.

**t** 88:1 ***Magalat le-anoot:*** Oor die betekenis hiervan is daar onsekerheid. *Magalat* kan die

naam van 'n melodie of 'n musiekinstrument wees, of dui op 'n musikale styl. *Le-anoot* beteken ‘om te sing’ of ‘om te ly’.

**u 88:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

**v 88:4 doderyk:** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal.

**w 88:9 U het my bekendes ... vir hulle:** Luk 23:49 is 'n toespeling op hierdie vers as heenwysing na Jesus Christus.

**x 88:16 verslae:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid. Die LXX word hier gevolg.

**y 89:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

* **89:1 Etan ... Esragiet:** 1 Kon 5:11; 1 Kron 6:29; 15:17,19

**z 89:4-5** Joh 7:42 is 'n toespeling op hierdie verse as heenwysing na Jesus Christus.

**a 89:5** Joh 12:34 is 'n toespeling op hierdie vers as heenwysing na Jesus Christus.

**b 89:6 byeenkoms ... heiliges:** Dit verwys hier na die hemelinge om God se troon.

**c 89:7 hemelinge:** Die bronteks lui “seuns van God”.

* **89:8** 2 Thess 1:10

* **89:11** Luk 1:51

**d 89:11 Rahab:** 'n Mitiese seemonster. Dit verwys ook na Egipte.

* **89:12** 1 Kor 10:26

**e 89:14 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**f 89:18 sterk gemaak:** Die idioom in Hebreeus is “U het ons horing hoog gemaak”.

**g 89:19 ons skild:** Dit verwys na die koning wat die beskermheer van die tempel was.

**h 89:20 getroue volgelinge:** Dit verwys na Natan (vgl 2 Sam 7:17) en ander profete ná hom.

**i 89:20 jongman ... volk:** Die bronteks kan ook vertaal word “'n uitverkorene uit die volk”.

* **89:21** Hand 13:22

**j 89:25 sterk word:** Vgl vs 18.

**k 89:26 see ... riviere:** “See” verwys na die Middellandse See wat die wesgrens van Dawid se ryk was, en “riviere” verwys na die •Eufraat met sy kanale wat die oosgrens was.

* **89:27** 1 Pet 1:17

* **89:28** Op 1:5

**l** **89:37** Joh 12:34 is 'n toespeling op hierdie vers as heenwysing na Jesus Christus.

* **89:51-52** 1 Pet 4:14

**m** **89:51** **teen my bors:** Dit verwys na die vou van die klere voor die bors wat as 'n sak kon dien.

**n** **89:52** **spore … dienskneg:** Dit verwys na die geskiedenis van die koningshuis van Dawid.

**o** **89:53** **Die HERE … •*amen*:** Hierdie vers is die afsluiting van die derde versameling in die Psalmboek.

* **90:4** **Want … verby is:** 2 Pet 3:8

**p** **90:5** **U … slaap:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid. Die oudste vertalings verskil ook.

**q** **90:12** **na waarde … skat:** Die bronteks kan ook vertaal word “reg te verdeel” of “reg te tel”.

**r** **91:2** **sê:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “ek sal sê”.

**s** **91:4** **skans:** Oor die betekenis van die Hebreeuse woord is daar onsekerheid.

**t** **91:7** **regterkant:** Die •regterkant is die onbeskermde kant; 'n soldaat het sy skild in sy linkerhand gedra.

* **91:11-12** Matt 4:6

* **91:11** Luk 4:10; Heb 1:14

* **91:12** Luk 4:11

* **91:13** **Op … trap:** Luk 10:19

* **92:6** Op 5:13

**u** **92:12** **my vyande:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “my muur”.

* **93:2** Op 19:6

* **94:1** 1 Thess 4:6

**v** **94:6** **vreemdelinge:** Dit is 'n persoon wat om politieke of ekonomiese redes sy eie land verlaat het en tydelik in 'n ander land woon. •Vreemdelinge wat tydelike verblyfreg by die Israeliete gekry het, het beskerming geniet (Lev 19:34).

* **94:11** 1 Kor 3:20

* **94:19** 2 Kor 1:5

**w 94:20 setel … vernietiging:** Dit verwys na korrupte regters; vgl vs 15.

* **95:7-8** Heb 3:15

**x 95:8 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **95:11** Heb 3:11; 4:3,5

* **96:1 Sing … lied:** Ps 40:4; 98:1; 144:9; 149:1; Jes 42:10; Op 5:9; 14:3

**y 96:13 Want … trou:** Hand 17:31 en Op 19:11 is toespelings op hierdie vers as heenwysings na Jesus Christus.

* **97:1 Die … regeer:** Op 19:6

* **97:3** Op 11:5

**z 97:6 hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

* **97:7** Heb 1:6

**a 97:8 dogters … Juda:** Dit verwys na die dorpe van Juda.

* **98:1 Sing … lied:** Ps 40:4; 96:1; 144:9; 149:1; Jes 42:10; Op 5:9; 14:3

**b 98:1 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **98:3** Luk 1:54; Hand 28:28

* **98:9 want … billikheid:** Hand 17:31

* **99:1 Die … regeer:** Op 19:6

**c 99:1 troon … gerubs:** Die •verbondsark met die gerubs daarop is beskou as God se troon; vgl Ps 80:2.

**d 99:5 voetbank … voete:** Dit verwys na die •verbondsark waarop die gerubs gestaan het; vgl vs 1; 1 Kron 28:2.

**e 99:8 hulle:** Dit verwys na die Israeliete.

**f 101:2 Wanneer … bereik:** Die bronteks lui "Wanneer sal dit na my kom?" Dit kan ook vertaal word "Wanneer sal U na my kom?"

* **102:5 My hart … onkruid:** Jak 1:10-11

**g 102:6 ek … been:** Die bronteks lui “my gebeente klou aan my vleis”.

**h 102:7 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **102:12 en ek … onkruid:** Jak 1:10-11

**i 102:26-28** In Heb 1:10-12 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

* **103:3 Dit is … vergewe:** Jes 43:25; Mark 2:5; 1 Joh 1:9

**j 103:5 solank … goeie:** Hierdie lesing is verkry deur die omruiling van twee letters. Die bronteks lui “jou juwele versadig met die goeie”.

* **103:7** Rom 3:2

* **103:8** Eks 34:6; Ps 111:4; Jak 5:11

**k 103:9 wraak:** Die woord ontbreek in die bronteks, maar word veronderstel.

* **103:13** Luk 1:50

* **103:17 Maar … ontsag het:** Luk 1:50

* **104:4** Heb 1:7

* **104:12** Eseg 17:23; 31:6; Dan 4:12,21; Matt 13:32

* **105:8** Gen 17:7; Lev 26:42; Luk 1:72-73

**l 105:12 vreemdelinge:** Dit is 'n persoon wat om politieke of ekonomiese redes sy eie land verlaat het en tydelik in 'n ander land woon. •Vreemdelinge wat tydelike verblyfreg by die Israeliete gekry het, het beskerming geniet (Lev 19:34).

**m 105:12 in die land:** Die bronteks lui “in haar”.

**n 105:16 elke … gebreek:** Dit beteken die kosvoorraad is vernietig. Ringvormige broodjies is aan stokke opgehang om dit te stoor.

* **105:21** Gen 41:40-44; Hand 7:10

**o 105:28 ag geslaan nie:** Die bronteks lui “maar hulle was nie opstandig met sy woorde nie”. Daar het blykbaar een letter in die bronteks uitgeval.

* **105:40** Eks 16:15; Num 11:7-9; Neh 9:15; Ps 105:40; Joh 6:31,49,58

**p 106:9 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **106:10** Luk 1:71

**q** **106:15** **maar ... vassteek:** Vgl Num 11:33-34. Die bronteks lui “maar Hy het uittering in hulle kele gestuur”.

* **106:20** Deut 4:15-19; Rom 1:23

* **106:25-27** Num 11:4,34; Ps 106:14; 1 Kor 10:6,11

**r** **106:26** **gesweer:** Die woord ontbreek in die bronteks, maar word veronderstel; vgl Deut 32:40.

**s** **106:33** **God se Gees:** Die bronteks lui “sy Gees”.

**t** **106:34** **volke ... nie:** Vgl Deut 7:1-6

* **106:37** Deut 32:17

**u** **106:38** **bloedskuld:** Bloedskuld het ontstaan wanneer 'n persoon iets gedoen het wat die dood verdien, byvoorbeeld 'n moord gepleeg het.

**v** **106:39** **troubreuk gepleeg:** Die bronteks lui “hulle het gehoereer”.

* **106:45-46** Ps 41:13; 72:18; Luk 1:72

* **106:48** **moet ... word:** Luk 1:68

**w** **106:48** **Die HERE ... Halleluja:** Hierdie vers dien as afsluiting van die vierde versameling in die Psalmboek.

* **107:3** Matt 8:11; Luk 13:29

**x** **107:4** **woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

* **107:9** Luk 1:53

* **107:20** Hand 10:36

**y** **107:41** **so talryk:** Die woorde ontbreek in die bronteks maar word veronderstel.

**z** **107:42** **almal ... toe:** Die bronteks lui “alle onreg het die mond toegehou”.

**a** **108:7** **regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

**b** **108:8** **Sigem, Sukkot:** Die name verteenwoordig die gebiede oos en wes van die Jordaan.

**c** **108:10** **op ... sandaal:** In die tyd van die Ou Testament is 'n sandaal gebruik om verandering van eienaarskap aan te dui; vgl Rut 4:7.

* **109:4-5** Joh 17:12

**d** **109:6** **Hulle sê:** Vs 6-19 is die vervloeking wat deur die psalmdigter se vyande uitgespreek word. "Hulle sê" is dus bygevoeg ter wille van duidelikheid.

**e** **109:6** **regterkant:** Die •regterkant is die onbeskermde kant; 'n soldaat het sy skild in sy linkerhand gedra.

* **109:7-8** Ps 41:9; Joh 6:39; 17:12; 18:9

* **109:8** **iemand ... oorneem:** Hand 1:20

**f** **109:16** **hierdie man:** Die bronteks lui "hy".

**g** **109:17** **laat ... tref:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "dit het hom getref".

**h** **109:17** **laat ... bly:** Die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui "dit het ver van hom gebly".

**i** **109:25** Matt 27:39; Mark 15:29 is toespelings op Ps 22:8; 109:25; Klaagl 2:15 as heenwysings na Jesus Christus.

* **109:28** **hulle het ... beskaamd:** 1 Kor 4:12

**j** **109:31** **regterkant:** Die •regterkant is hier die onbeskermde kant; 'n soldaat het sy skild in sy linkerhand gedra.

**k** **110:1** **Sit ... regterhand:** Dit was die ereposisie langs die koning. God regeer as koning, en die koning in Jerusalem geniet hoë aansien as God se verteenwoordiger op aarde.

**l** **110:1** **voetbank ... voete:** Dit dui op die onderwerping van die vyand.

**m** **110:1** **Sit ... maak:** In Heb 1:13 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus; vgl Matt 22:44; 26:64; Mark 12:36; 14:62; 16:19; Luk 20:42-43; 22:69; Hand 2:34-35; Rom 8:34; 1 Kor 15:25; Ef 1:20; Kol 3:1; Heb 1:3; 8:1; 10:12,13; 12:2.

**n** **110:3** **heilige berge:** Hierdie lesing volg meer as 20 Hebreeuse manuskripte, een ou Griekse en een Latynse vertaling. Die bronteks lui "in heilige versierings".

**o** **110:3** **verwek:** Vgl Ps 2:7. Hierdie lesing volg 'n groot aantal Hebreeuse manuskripte, die LXX en die Siriese vertaling. Die bronteks lui "die dou van jou jeug".

**p** **110:4** **Jy ... Melgisedek:** Die bronteks kan ook vertaal word "Jy is priester vir altyd; volgens my beslissing 'n regmatige koning"; in Heb 5:6 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus; vgl Joh 12:34; Heb 5:10; 6:20; 7:3,17,21.

* **111:4** **Genadig ... HERE:** Jak 5:11

* **111:9** **Verlossing ... gestuur:** Luk 1:49,68

**q** **111:10** **sy opdragte:** Die bronteks lui "hulle", dit verwys na die opdragte in vs 7.

* **112:9** **Hy deel ... stand:** 2 Kor 9:9

**r 112:9 met … aansien:** Die idioom in Hebreeus is “sy horing word hoog in eer”.

* **112:10** Hand 7:54

**s 112:10 kners … tande:** Dit is 'n teken van woede en haat.

* **113 — 118** Matt 26:30; Mark 14:26

* **113 — 118** Matt 26:30; Mark 14:26

* **114:3-7** Op 20:11

* **113 — 118** Matt 26:30; Mark 14:26

* **115:4-7** Op 9:20; 19:5

* **115:13** Op 11:18

* **113 — 118** Matt 26:30; Mark 14:26

**t 116:3** Hand 2:24 is 'n toespeling op hierdie vers as heenwysing na Jesus Christus.

* **116:10** 2 Kor 4:13

* **116:11** Rom 3:4

**u 116:13 beker … verlossing:** Tydens die dankoffer is wyn uitgegiet, terwyl God geprys word vir sy verlossingsdade; vgl ook vs 17.

**v 116:15 duur verlies:** Letterlik ‘kosbaar is in die oë van die HERE die dood van sy troue volgelinge’.

* **113 — 118** Matt 26:30; Mark 14:26

* **117:1** Rom 15:11

* **113 — 118** Matt 26:30; Mark 14:26

* **118:6** Rom 8:31; Heb 13:6

**w 118:13 Ek … gestamp:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Die bronteks lui “Jy het my hard gestamp”.

**x 118:15 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **118:18** 2 Kor 6:9

* **118:20** Joh 10:9

**y 118:22** In Luk 20:17; Hand 4:11 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus; vgl 1 Pet

2:4,7.

z **118:22-23** In Matt 21:42; Mark 12:10-11 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

a **118:24 laat … verheug:** Die teks kan ook vertaal word “laat ons juig en daaroor bly wees”.

b **118:25-26** In Matt 21:9; Mark 11:9; Joh 12:13 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

c **118:25** In Matt 23:39; Luk 13:35; 19:38 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus.

d **118:25 verlos … tog:** Die Hebreeuse woorde wat met “verlos ons tog” vertaal is, word uitgespreek *hosji-a na.* Dit het die uitroep “•Hosanna” geword; Matt 21:9; Mark 11:9-10.

e **118:26 Geseënd … HERE:** In Matt 23:39 aangehaal as heenwysing na Jesus Christus; Matt 21:9; Mark 11:10; Luk 13:35; 19:38.

f **118:27 Voer … altaar:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid; vgl ook Lev 23:40.

g **119:1 wet:** Dit kan ook met “onderrig” vertaal word. In Ps 119 word 8 verskillende woorde daarvoor gebruik. Dit verwys na die wette, vertellings, profesieë en gedigte in die Ou Testament wat die gelowiges oor God in sy verhouding met mense onderrig.

h **119:25 maak … lewend:** In verbondstaal beteken dit die verhouding met God word herstel.

* **119:46** Rom 1:16

i **119:54 vreemdeling:** Dit is 'n persoon wat om politieke of ekonomiese redes sy eie land verlaat het en tydelik in 'n ander land woon. •Vreemdelinge wat tydelike verblyfreg by die Israeliete gekry het, het beskerming geniet (Lev 19:34).

j **119:83 vel … rook:** Dit verwys waarskynlik na 'n skoorsteen wat van dierevel gemaak is.

k **119:88 Maak … lewend:** In verbondstaal beteken dit die verhouding met God word herstel.

l **119:91 dit:** Die bronteks lui “hulle”. Dit verwys waarskynlik na die aarde en die hemel.

m **119:107 maak … lewend:** In verbondstaal beteken dit die verhouding met God word herstel.

* **119:135 Laat … skyn:** Num 6:25

* **119:137** Op 16:5,7; 19:2

* **119:165** 1 Joh 2:10

n **120:1 •Pelgrimslied:** Psalm 120 — 134 is 'n versameling liedere wat waarskynlik gesing is deur mense op pad na Jerusalem om 'n fees by te woon.

o **120:5 vreemdeling:** Dit is 'n persoon wat om politieke of ekonomiese redes sy eie land

verlaat het en tydelik in 'n ander land woon. •Vreemdelinge wat tydelike verblyfreg by die Israeliete gekry het, het beskerming geniet (Lev 19:34).

**p** **120:7** **Ek … vrede:** Die bronteks lui "Ek is vrede".

**q** **121:5** **aan … regterhand:** Die •regterhand verwys hier na die onbeskermde kant; 'n soldaat het sy skild in sy linkerhand gedra.

**r** **121:6** **Bedags … maan nie:** Die son en maan is in Bybelse tye dikwels as gode beskou.

**s** **121:8** **uitgaan … terugkeer:** Dit verwys na 'n militêre veldtog waar die manskappe uit die stad gaan en weer na die stad terugkeer.

* **122:1-5** Joh 4:20

**t** **122:3** **gebou as … saamgebind is:** Die bronteks lui "soos 'n stad wat gesamentlik aan haar verbind is".

**u** **125:3** **goddelose septer:** Dit dui hier op 'n 'goddelose regering'.

* **125:5** **Vrede … Israel:** Gal 6:16

**v** **126:4** **soos … Negev:** Droë stroombeddings in die •Negev kan ná stortreën in die winter binne oomblikke strome water word.

* **126:5-6** Luk 6:21

**w** **127:2** **Hy gee … liefhet:** Kan ook vertaal word "so gee Hy dit in die slaap aan wie Hy liefhet".

**x** **128:3** **binnekamers:** Dit was die slaapvertrekke, in die agterste deel van die huis.

* **128:6** **Vrede … Israel:** Gal 6:16

**y** **129:7** **vou … kleed:** Dit verwys na die vou van die klere voor die bors wat as 'n sak kon dien.

* **130:8** Tit 2:14; Op 1:5

**z** **131:2** **Soos … kindjie:** Die bronteks lui "Soos 'n gespeende".

* **132:1-5** Hand 7:45-46

* **132:6** 1 Sam 4:1 — 6:16

* **132:11** Hand 2:30

**a** **132:17** **'n horing … uitgroei:** Dit verwys na 'n toekomstige koning in Jerusalem. 'n Horing was 'n simbool van krag en aansien.

* **134:1** Op 19:5

* **135:1** Op 19:5

* **135:14 Want … volk:** Deut 32:35; Heb 10:30; Rom 12:19

* **135:15-17** Deut 32:17; Ps 115:4-7; Dan 5:23; 1 Kor 10:19-20; Op 9:20

**b 136:16 woestyn:** Dit verwys na 'n onbewoonde, onherbergsame gebied waar skape en bokke soms gewei het.

**c 137:2 in … land:** Die bronteks lui "in haar midde".

**d 137:3 weggevoer het:** Die lesing van die LXX word hier gevolg. Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**e 137:5 hoe … speel:** Dit kom nie in die bronteks voor nie, maar word veronderstel.

* **137:7 dag … Jerusalem:** Ob vs 10-14; Eseg 25:12-14

* **137:8** Jer 50:29; 2 Thess 1:6; Op 18:6

* **137:9** Luk 19:44

**f 138:2 u Naam, u … alles:** Oor die betekenis van die bronteks is daar onsekerheid.

**g 138:7 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **139:1** Rom 8:27; 1 Kor 4:5

**h 139:8 doderyk:** In die tyd van die Bybel het mense gedink daar is 'n plek onder die aarde waarheen die mense wat sterf, afdaal.

**i 139:10 regterhand:** Omdat die •regterhand gewoonlik die sterkste hand is, is dit dikwels uitdrukking van krag, veral in digterlike verwysings na die regterhand van die Here.

* **139:14 Wonderbaarlik … goed:** Eks 15:11; Ps 92:6; 111:2; Op 15:3

* **139:21** Op 2:6

**j 139:24 Kyk … is nie:** Die bronteks kan ook vertaal word "Kyk of ek nie dalk vals gode dien nie …"

* **140:3-4** Ps 5:10; 10:7; Rom 3:13-14; Jak 3:8

**k 140:10 onheil … toewens:** Die bronteks lui "die onheil van hulle lippe".

**l 140:11 Mag … reën:** Die bronteks lui "Mag hulle geskud word, vurige kole oor hulle".

* **141:2** Op 5:8; 8:3,4

* **141:3** Jak 1:26

**m** **141:5-7** Oor die betekenis van die bronteks is daar onduidelikheid.

**n** **141:5** **salwende olie:** Die bronteks lui “olie van 'n kop”.

**o** **141:5** **hulle booshede:** Verwys na die mense wat onreg pleeg; vgl vs 4.

**p** **142:1** ***Maskiel:*** 'n Tegniese term wat moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is.

* **142:1** **Toe … was:** 1 Sam 22:1; 1 Sam 24

**q** **142:5** **As … sien ek:** Die LXX en verskillende ou vertalings word hier gevolg. Die bronteks lui “Kyk regs en sien”.

* **143:2** **want … regverdig nie:** Rom 3:20; 1 Kor 4:4; Gal 2:16

**r** **143:7** **die put:** Dit verwys na die •doderyk.

**s** **143:9** **na … ek:** Die LXX en 'n Hebreeuse manuskrip word hier gevolg. Die bronteks lui “na U het ek bedek”.

**t** **144:2** **volke:** Hierdie lesing volg verskeie Hebreeuse manuskripte, die Qumran-manuskrip asook verskillende ou vertalings. Die bronteks lui “my volk”.

* **144:9** **nuwe lied:** Ps 33:3; 40:4; 96:1; 98:1; 149:1; Jes 42:10; Op 5:9; 14:3

**u** **145:13** **geslagte:** 'n Vers wat met die letter *Nun* begin, ontbreek hierna. In 'n Hebreeuse handskrif, die LXX en die Siriese vertaling is dit wel behou. Dit lui “Die HERE is getrou aan al sy woorde en genadig in al sy dade”.

* **145:17** **Regverdig … weë:** Deut 32:4; Op 15:3

* **145:18** Jer 23:23; Hand 17:27

* **146:6** **Hy … daarin is:** Eks 20:11; Jes 42:5; Hand 4:24; 14:15; 17:24; Op 10:6; 14:7

**v** **146:9** **vreemdelinge:** Dit is 'n persoon wat om politieke of ekonomiese redes sy eie land verlaat het en tydelik in 'n ander land woon. •Vreemdelinge wat tydelike verblyfreg by die Israeliete gekry het, het beskerming geniet (Lev 19:34).

* **147:8** Hand 14:17

* **147:9** **vir die jong … krys:** Luk 12:24

* **147:18** **Hy … woord:** Ps 107:20; Jes 52:7; Nah 1:5; Hand 10:36

* **147:19-20** Deut 4:7-8; Ps 103:7; Rom 9:4

**w** **148:4** **hemele:** Volgens die destydse wêreldbeeld was daar verskillende hemele, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel en die derde hemel waar God woon.

**x** **148:14** **Hy … gemaak:** Die idioom in Hebreeus is “Hy het 'n horing hoog gemaak vir sy volk”.

* **149:1 nuwe lied:** Ps 33:3; 40:4; 96:1; 98:1; 144:9; Jes 42:10; Op 5:9; 14:3

**Aanlê aan tafel** Dit beteken dat mense in die Bybelse tye met feesmaaltye op hulle sy langs 'n lae tafel aangelê het om te eet (Matt 8:11).

**Agaje** Die naam van die destydse Romeinse provinsie wat uit Sentraal- en Suid-Griekeland bestaan het (Hand 18:12).

**Agrippa** •Herodes Agrippa II

**Akropolis** 'n Vesting geleë op 'n rotsagtige heuwel in Athene.

**Alfa … Omega** Die eerste en laaste letters van die Griekse alfabet (Op 1:8).

**Amen** 'n Hebreeuse woord wat 'sekerlik' of 'dit is so' beteken. Dit word gebruik om instemming te betuig (Num 5:22; Deut 27:15-26), om 'n seënwens of lofuitspraak te bevestig (bv Ps 41:14; Matt 5:18; Rom 16:27), om 'n gebed mee af te sluit (1 Kor 14:16) of as bevestiging en toe-eiening van die beloftes van God (2 Kor 1:20). Omdat Christus die getroue en ware getuie is, die enigste op wie ons ons vertroue kan plaas, word Hy die *Amen* genoem (Op 3:14). In Jesus se woorde word *"Amen,* Ek sê vir julle/jou …" gebruik as 'n baie sterk bevestiging van sekerheid (Matt 5:18,26). Die herhaling *"Amen, amen,* Ek sê vir julle/jou …" (Joh 1:51; 3:3) is tipies van *Johannes.*

**Annas** Hy is in 6/7 nC deur die Romeinse goewerneur aangestel as hoëpriester in Jerusalem, maar in 15 nC deur 'n volgende goewerneur afgesit (Luk 3:2).

**Apostel** Dit beteken 'uitgestuurde', en dit het 'n spesiale gesant of ambassadeur aangedui. In die Bybel verwys "apostel" na iemand wat 'n boodskap van God bring (1 Kon 14:6 in die LXX; vgl Heb 3:1 met verwysing na Jesus), en ook na die mense wat deur Jesus uitgekies is om sy boodskap van redding te verkondig, veral ná sy dood, opstanding en hemelvaart (Matt 28:19-20; Hand 1:8). Iemand kon net 'n apostel wees as hy die opgestane •Christus gesien en van Hom die opdrag ontvang het om die evangelie te verkondig (1 Kor 9:1-2; 15:8; Gal 1:15-17). Apostelskap is bevestig deur die feit dat dié wat as apostels geroep is, tekens en wonders kon doen (2 Kor 12:12). Die amp van apostel was beperk tot die vroeë kerk.

**Arabië** Die landstreek oos en suid van Damaskus het destyds as Arabië bekend gestaan en moet nie met die huidige Arabië verwar word nie (Gal 1:17).

**Areopagus** 'n Klein rotskoppie naby die Akropolis waar die stadsvaders van Athene gereeld vergader het. In Hand 17:19 verwys dit na die byeenkoms van hierdie raadsmanne.

**Argelaos** •Herodes die Grote

**Ark** Dit word ook genoem die "ark met die getuienis" (Eks 25:22) of die "verbondsark van die HERE" (Num 10:33; Heb 9:4). Dit was 'n kis van doringhout, oorgetrek met goud en met 'n deksel waarop twee regopstaande •gerubs aangebring was. Die verskyning en teenwoordigheid van die Here was op 'n besondere wyse aan die ark verbind (Eks 25:22; Num 7:89) — vandaar die uitdrukking "die HERE, die Almagtige, wat oor die gerubs troon" (1 Sam 4:4; Ps 99:1; Jes 37:16). Die gebruik om die ark voor die volk uit te laat dra tydens die woestynreis (Num 10:33), met die inval in Kanaän (Jos 3:11) en met ander oorloë (1 Sam 4:3-11) hou verband met die gedagte dat die Here self by die ark teenwoordig was. Die benamings "ark met die getuienis" en "verbondsark" hou verband daarmee dat die ark ook gedien het as bewaarplek vir die plat klippe waarop die tien gebooie geskryf was, wat ook genoem is "die plat klippe met die getuienis daarop" (Eks 31:18), "die getuienis van die verbond" (Eks 25:16) of "die plat klippe met die verbondsbepalings daarop" (Deut 9:11). Die ark was aanvanklik aan die tabernakel verbind (Eks 25:22), later aan die heiligdom in Silo (1 Sam 3:3), waarvandaan dit deur die Filistyne gebuit is (1 Sam 4:1-11). Die verhaal van hoe dit na Jerusalem gekom het, word vertel in 1 Sam 5:1 — 7:1 en 2 Sam 6 (vgl 1 Kron 13:1-13; 15:25-29; 16:1-3). Ná die voltooiing van die tempel van Salomo is die ark daar in die Allerheiligste gesit (1 Kon 8).

**Armageddon** Dit is moontlik die Griekse vorm van die Hebreeuse woorde *har Megiddo* ('berg van Megiddo' — waar baie veldslae plaasgevind het), of van die Hebreeuse *har migdo* ('sy vrugbare berg' — as verwysing na Sion). Volgens Op 16:16 is dit die simboliese plek waar die bose magte beslissend verslaan sal word.

**Asië** Die westelike deel van Klein-Asië, die huidige Wes-Turkye, saam met verskeie eilande en kusstede van die Egeïese See. Dit was 'n Romeinse provinsie met Efese as hoofstad (Hand 2:9).

**Assarion** •Munte

**Bat** •Inhoudsmate

**Beëlsebul** Die spotnaam wat die skrifkenners vir Jesus gebruik het (Matt 10:25). In Matt 12:24-27 word hy aangedui as •Satan, die aanvoerder van die demone. Die naam kan vertaal word "heer van die hoogte" wat dan 'n verwysing na die Bose sou wees. Dit kan egter ook vertaal word "heer van die mis/uitwerpsel". Die Vulgaat bring hierdie naam in verband met die Filistynse afgod Baäl-Sebub, wat 'heer van die vlieë' beteken en 'n spottende verwysing na die afgod Baäl is (1 Kon 1:2).

**Bernice** 'n Dogter van •Herodes Agrippa I en 'n suster van •Herodes Agrippa II en •Drusilla. Sy was getroud met haar oom, maar ná sy dood het sy en haar broer Agrippa II 'n lang tyd as man en vrou saamgeleef (Hand 25:13).

**Bloedskuld** Dit beteken dat iemand skuldig is aan 'n misdaad wat die doodstraf verdien. Dit het byvoorbeeld gegeld wanneer 'n onskuldige mens gedood is (Deut 19:10), wanneer iemand 'n vloek uitspreek oor een van sy ouers, of ongeoorloofde seksuele dade pleeg (Lev 20:9-13). Indien 'n dief in die nag betrap word en gedood word, het dit nie gegeld as bloedskuld nie; ná sonop was dit wel strafbaar (Eks 22:2-3). Beplande moord het altyd bloedskuld meegebring (1 Sam 25:26) en nalatigheid kon dit ook tot gevolg hê (Deut 22:8). Bloedskuld het die land verontreinig en dit moes gestraf word (Num 35:33-34). Dit is gewoonlik gedoen deur 'n bloedwreker (Num 35:26-27). God het ook bloedskuld gewreek (2 Kon 9:7). Wanneer 'n persoon per ongeluk iemand gedood het, kon hy na een van die asielstede vlug (Deut 19:1-10).

**Bodemlose diepte** Dit verwoord die voorstelling dat daar 'n onderaardse diepte of baie diep onderaardse woonplek is waar bose geeste en demone gevange gehou word. Dit word ook "plek van straf" genoem. In Rom 10:7 is dit 'n gewone verwysing na die •doderyk (Luk 8:31; Op 9:1).

**Boekrol** 'n Papirus- of perkamentrol waarop geskryf is totdat boeke in gebruik gekom het. Volgens die Ou Testament is daar 'n boekrol in die hemel waarop veral toekomstige gebeure opgeteken is (Ps 56:9). Volgens Op 5:2 is slegs Jesus •Christus waardig om in die hemel die boekrol met sy sewe seëls oop te maak (Luk 4:17).

**Broers** Die woord verwys in die Ou Testament dikwels nie net na eie broers nie, maar ook na manlike familielede of self lede van dieselfde stam. In die Nuwe Testament verwys dit, veral as aanspreekvorm, dikwels na medegelowiges. Die vroue was daarby

ingesluit (Matt 25:40).

**Centurio/centurio's** •Romeinse ampsdraers

**Chiliarg** •Romeinse ampsdraers

**Christus** Die Griekse vorm vir die Hebreeuse 'Messias' en albei woorde beteken 'Gesalfde' (Matt 24:23). Die Jode het so 'n "Gesalfde" verwag wat vir hulle verlossing sou bring. Die Christene het geglo dat Jesus die verwagte "Messias" of "Christus" is wat deur sy koms, dood en opstanding, God se verlossing vir alle mense gebring het. Later het "Christus" deel van Jesus se naam geword en is gepraat van "Jesus Christus" of "Christus Jesus". Veral Paulus het laasgenoemde vorm gebruik (Rom 3:24).

**Claudius** Die Romeinse keiser wat van 41 tot 54 nC regeer het (Hand 11:28).

**Dakstoep** Die ruimte bo-op die plat dak van 'n gewone huis wat met 'n leer of kliptrap langs die muur bereik kon word en waar die inwoners ontspan het. Huise se dakke was gewoonlik gemaak van balke waaroor daar ander plantmateriaal gepak is met 'n kleilaag bo-op (Matt 24:17).

**Dekapolis** 'n Gebied oos van die Jordaan. Die naam Dekapolis beteken 'tien dorpe' (Matt 4:25).

**Denarius/denarii** •Munte

**Derde uur** •Tydsindeling

**Diaspora** Dit beteken 'verstrooiing'. Dit is die term waarmee Jode na hulle volksgenote buite Palestina verwys het (Joh 7:35).

**Dike** Naam van die Griekse wraak- en geregtigheidsgodin (Hand 28:4).

**Dioskuri** Die twee seuns van Zeus, naamlik Pollus en Castor, die sogenaamde beskermgode van skeepvaarders (Hand 28:11).

**Doderyk** Dit is voorgestel as 'n plek onder in die aarde waarheen mense wat sterf, afdaal. Dié groot ondergrondse ruimte word soms "die put" genoem (Ps 28:1; 30:4). Dit is ook *Hades* (Matt 16:18) en "die onderwêreld" genoem (Op 1:18); •Bodemlose diepte.

**Dogter van Sion** Die frase kom 24 keer in die enkelvoud voor en is 'n poëtiese verwysing na Jerusalem (Ps 9:15). Dit kom slegs vier keer in die meervoud "dogters van Sion" voor (Hoogl 3:11; Jes 3:16-17; 4:4). In hierdie geval verwys dit na die vroue van Jerusalem.

**Dragma** •Munte

**Drusilla** 'n Dogter van •Herodes Agrippa I en 'n suster van •Herodes Agrippa II en •Bernice (Hand 24:24).

**Dubbel-dragma** •Munte

**Eerste dag van die week** •Tydsindeling

**Eersgeborene** Dit verwys normaalweg na 'n 'eerste' of 'oudste' kind (Luk 2:7). Eersgeborenes was aan die HERE gewy (Eks 13:2). 'n Eersteling uit die diere is aan die Here geoffer op die agtste dag na geboorte (Eks 22:30). Onrein diere is met 'n rein dier vervang (Eks 34:20) of losgekoop (Num 18:15-16). 'n Menslike eersgeborene is losgekoop (Eks 34:20). Die Leviete is gesien as plaasvervangers vir die eersgeborenes van die Israeliete (Num 3:12-13) deurdat hulle lewenslank opsy gesit word vir die diens van die Here. In Eks 4:22 word "Israel" God se "eersgeborene" of "oudste seun" genoem om daarmee die spesiale, uitverkore posisie van die godsvolk te beskryf. In Heb 12:23 word die Christene "'n gemeente van eersgeborenes" genoem om hulle besondere posisie as die nuwe volk van God aan te dui. Op •Christus toegepas dui "Eersgeborene" Hom aan as die •Seun van God wat ten opsigte van die nuwe mensheid die eerste plek inneem, nie net in terme van tyd nie, maar veral wat sy ereposisie betref (Rom 8:29; Op 1:5).

**Eersteling/eerste vrug** Dit verwys na die eerste vrugte of graan van die oes. Dit is altyd aan God gewy. Die volle oes het daarop gevolg. •Christus word "die eersteling van die ontslapenes" genoem (1 Kor 15:20). Diegene wat aan Christus behoort, word ook "eerste vrug" of "eerstelinge" genoem (Jak 1:18; Op 14:4). Dit dien as beeld vir die eerste bekeerdes in 'n betrokke landstreek (Rom 16:5). Die Heilige Gees word ook genoem die "eerste vrug" wat gelowiges ontvang het (Rom 8:23).

**El** •Lengtemate

**Elfde uur** •Tydsindeling

**Etanim** •Maande

**Eufraat** In die tyd van die Ou Testament het die Eufraat deur die ryke van Babilonië en Assirië, die vyande van Israel, gevloei (Ps 72:8). Soms word dit net "die rivier" of "riviere" genoem (Ps 80:12; 89:26). Volgens *Openbaring* het dié rivier die oostelike grens van die Romeinse Ryk gevorm met gevreesde vyandige magte aan sy oorkant (Op 16:12).

**Eunug** 'n Ontmande haremopsigter of hofamptenaar wat veral in 'n paleis werksaam was (Hand 8:27; Matt 19:12); •Kamerheer.

**Fariseërs** Hulle was 'n belangrike Joodse godsdienstige party. Hulle is gekenmerk deur 'n strewe na nougesette gehoorsaamheid aan alle godsdienstige wetsvoorskrifte en het daarom die voorvaderlike tradisies noukeurig nagevolg. In hulle ywer om elke moontlike oortreding van die wet van God te voorkom, het hulle talle addisionele voorskrifte gemaak wat as't ware 'n beskermende "heining" rondom die wet moes vorm. Hulle het groot klem gelê op die onderhouding van die Sabbatdag en op kultiese reinheid. Anders as die •Sadduseërs, het hulle geglo in die opstanding uit die dood en in engele. Hulle het ook verwag dat die ryk van Dawid in die toekoms herstel sou word (Matt 15:1-2).

**Feeste** in die Ou en Nuwe Testament: Die **Pasga** is een van die oudste feeste in Israel (Eks 12:2-14). Dit was die eerste fees van die lentekalender en is gevier met die eerste volmaan, dws op die veertiende •*Nisan*. Met die Pasga of Paasfees moes elke gesin in Israel 'n lam slag en dit saam met bitter kruie en ongesuurde brood eet. Hulle moes die fees vier ter herinnering aan die tyd toe die Here hulle uit Egipte verlos het (Eks 12:1-14). Paasfees het saamgeval met die eerste dag van die **Fees van die Ongesuurde Brood** (Matt 26:17) wat vanaf die veertiende *Nisan* tot die een-en-twintigste geduur het (Eks 12:14-20). In daardie sewe dae moes die Israeliete brood eet sonder suurdeeg. **Huttefees**, ook genoem die "Fees van die Insameling", is in die sewende maand, op 15-22 •*Tisri* (of •*Etanim*, 1 Kon 8:2; 2 Kron 5:3) gevier. Dit was 'n oesfees en het begin en geëindig met gewyde byeenkomste (Lev 23:39). Feesgangers het in hutte gewoon wat van blare en takke gemaak is. Dit moes dien as herinnering aan die verblyf in die woestyn ná die uittog uit Egipte (Lev 23:42-43). Aan die einde van elke sewende jaar moes die wet tydens die Huttefees voorgelees word (Deut 31:10-13; Neh 8:18-19). Dit was 'n vrolike fees (Deut 16:13-15) en baie offers is gebring (Num 29:12-38). Verskillende seremonies was later deel van die fees, soos die uitgiet van water uit die Siloamfontein op die altaar (vgl die uitspraak van Jesus in Joh 7:37). Die **Fees van die Tempelwyding** was 'n Joodse fees ter herdenking van die herinwyding van die tempel op 25 •*Kislef* in 164 vC (Joh 10:22). Die tempel is ontheilig toe die Siriese koning Antiogus IV Epifanes in 167 vC die Joodse godsdiens verbied en die tempel aan die Griekse god Zeus gewy het. Die Makkabeërs het Jerusalem egter in 164 vC bevry.

**Gabbata** 'n Aramese woord wat verwys na 'n hooggeleë plek. Dit is die ruimte voor die •*pretorium* waar die •prokurator regspraak beoefen en Jesus veroordeel het (Joh 19:13).

**Gadareners** Die inwoners van Gadara, 'n belangrike dorp van die •Dekapolis, ongeveer 10 km suidoos van die •See van Galilea (Matt 8:28). Soos blyk uit die afbeelding van 'n skip op antieke munte uit Gadara, het Gadara se invloedsfeer tot aan die kus van die See van Galilea gestrek. Die Gadareners word soms ook Geraseners genoem (Mark 5:1; Luk 8:26) na die hoofstad van daardie gebied met die naam Gerasa wat ongeveer 50 km suidoos van die meer geleë was; •Geraseners.

**Gehenna** 'n Vergriekste vorm van die Hebreeuse naam *ge hinnom* of *ge ben-hinnom*. Dit was die naam van die dal suid van Jerusalem waar die stad se afval en as weggegooi is. Volgens die profeet Jeremia is mense daar geoffer (7:31-32) en sou dit 'n plek van straf word (19:5-7). Die afval en as het voortdurend gesmeul en het die simbool geword van God se ewige oordeel (Matt 5:22).

**Gemeente** •Kerk

**Geraseners** Die inwoners van Gerasa, 'n dorp ongeveer 50 km suidoos van die •See van Galilea (Mark 5:1). Gerasa was die hoofstad van daardie omgewing. Die •Gadareners word soms ook Geraseners genoem (vgl Mark 5:1; Luk 8:26 met Matt 8:28).

**Geregtigheid** Dit verwys na God se regverdige optrede as regeerder en regter en ook na sy trou aan die verbond wat Hy met sy volk gemaak het. Daarom kan die geregtigheid van God die aspek van troue liefde insluit (Ps 89:15; Rom 1:17). Geregtigheid verwys dikwels ook na God se eis aan die mens om sy wil te gehoorsaam en aan Hom getrou te bly. Die geregtigheid van God hang daarom saam met die liefde, trou, reg en vrede wat Hy gee en wat Hy ook van mense verwag om aan mekaar te bewys (Jer 9:24; Ps 85:10-14; Matt 5:20). Omdat reg en geregtigheid by die mense ontbreek (Jes 1:21-23; 5:7; Am 5:7), is oordeel en straf deel van die geregtigheid van God (Jes 26:7-10; Am 5:10-12). 'n Lewensorde waarin geregtigheid heers, word so ook deel van die toekomsverwagting in die Ou Testament (Jes 1:24-26; Dan 9:24).

**Geregverdig/regverdiging** Om geregverdig of vrygespreek te word, is 'n beeld uit die regspraak. As sondaarmense word ons voor die regbank van God gebring en skuldig bevind. God, die groot Regter, verklaar ons egter regverdig of, anders gestel, spreek ons vry op grond van Jesus •Christus se sterwe aan die kruis (Rom 1:17).

**Geringes** 'n Naam wat in Mattheus vir dissipels van Jesus gebruik word (Matt 10:42).

**Gerubs** Hemelse wesens met vlerke. In voorstellings van gerubs wat tydens opgrawings gevind is, word hulle afgebeeld met die lyf van 'n dier, die gesig van 'n mens en uitgespreide vlerke. In Ps 18:11 is gerubs die personifikasie van die wind waarop God ry. Gerubs se taak was ook om die ingang na die paradys te bewaak (Gen 3:24). Op die verbondsark was daar twee gerubs wat die basis van God se troon vorm (Eks 25:18-20; Ps 80:2). In Heb 9:5 word hierdie figure op die verbondsark "gerubs van heerlikheid" genoem.

**Godeseuns** Figure uit die hemelse hofhouding wat onder andere opgeroep word om God se majesteit te erken (Ps 29:1).

**God se Seun** •Seun van God (Matt 27:54)

**Godvresendes** Mense uit die heidendom wat in die God van Israel geglo het, maar nog nie die besnydenis en sommige ander Joodse gebruike en wette aanvaar het nie (Hand 13:16). Hulle het wel eredienste in die •sinagoge bygewoon. Na hulle word ook verwys as mense "wat God vereer" (Hand 16:14).

**Gog en Magog** Die profesie in Eseg 38:1 — 39:16 is gerig teen Gog, die belangrikste regeerder van Ros, Mesek en Tubal. Hy loods 'n aanval teen Israel uit die land van Magog in die noorde (Gen 10:2). In Op 20:8 word Gog en Magog die verpersoonliking van die vyande wat die gelowiges en die stad van God aanval.

**Golgota** Dit beteken '•Kopbeenplek', 'n heuwel buite Jerusalem waar teregstellings plaasgevind het en Jesus gekruisig is (Matt 27:33-35).

**Hades** •Doderyk

**Hart en niere** Dit verwys in die Bybel na die diepste gedagtes en emosies van die mens (Ps 7:10). Die hart is die setel van die intellek waar die gedagtes en wilsbesluite gevorm word. Die hart bepaal 'n mens se karakter en kan emosies soos blydskap (Hand 14:17), vrees (Jes 35:4), jaloesie (Spr 23:17), haat (Lev 19:17) en liefde (Deut 13:13) ervaar. Die niere is as die setel van die emosies en gewete gesien (Ps 16:7). Wanneer God hart en niere toets (Ps 7:10; Jer 11:20), beoordeel Hy die diepste gedagtes, planne, begeertes en emosies van 'n mens.

**Hebreër** In die Ou Testament is dit 'n aanduiding van Abraham en sy nageslag, veral in gesprekke met of verwysings deur ander volke (Gen 14:13; Jona 1:9). In die Nuwe Testament verwys dit gewoonlik na 'n Arameessprekende Jood (Hand 6:1).

**Heilig** 'n Wesenskenmerk van God (vgl Lev 11:44-45; Jes 6:3; Op 4:8). Sy heiligheid kan egter nie werklik beskryf word nie. Wie in sy nabyheid kom, word bewus daarvan. Daarom geld die eis van heiligheid vir almal wat tot Hom nader of in sy diens staan: Moses moes die Israeliete heilig voor die verbondsluiting (Eks 19:10,14-15), en voor diensaanvaarding moes die priesters deur verskillende offers en seremonies geheilig word (Eks 29:1-35). Die Here se volk moes heilig wees, want Hy is heilig (Lev 19:2; 1 Pet 1:15-16). Die verbondsark, tabernakel, tempel en enigiets anders is heilig wanneer dit vir God afgesonder word of deur Hom heilig verklaar word. In die Nuwe Testament is Jesus die Heilige van God (Mark 1:24) omdat Hy deur die Heilige Gees verwek is (Luk 1:35). Die gelowiges is ook heilig omdat hulle aan God behoort (1 Pet 2:9).

**Heiliges** Mense wat vir die diens van God afgesonder en aan Hom gewy is. Wanneer gelowiges “heiliges” genoem word (Rom 1:7), verwys dit nie na hulle morele opvattings of voortreflike eienskappe nie, maar na die werklikheid dat hulle aan God, as die Heilige, behoort. In Ps 16:3 verwys “heiliges” moontlik na afgode.

**Hekatontarg** •Militêre terme

**Helleniste** Jode wat aspekte van die Griekse kultuur aangeneem en Grieks gepraat het (Hand 6:1).

**Hemele** Dit weerspieël die destydse wêreldbeeld, naamlik dat daar verskillende hemele is, waaronder die wolkehemel, die sterrehemel of uitspansel, en die derde hemel waar God woon (Ps 57:6; 2 Kor 12:2).

**Herodes die Grote** Hy het die Herodesdinastie gevestig. Hy is deur die Romeinse owerheid as koning van Judea verklaar en het in 37 vC

die bewind in Jerusalem oorgeneem. Hy was bekend vir sy wreedheid (Matt 2:16), maar het tog die guns van baie Jode gewen toe hy die tempel in Jerusalem herbou het. Daar word na hom verwys in Matt 2:1; Luk 1:5 en Hand 23:35. Hy sterf in 4 vC. Ná hom regeer **Argelaos**, een van sy seuns, van 4 vC af oor Judea, Samaria en Idumea (Matt 2:22). Hy het die Jode en Samaritane wreed behandel en is in 6 nC afgesit en na Frankryk verban. **Herodes Antipas** (Matt 14:1), een van die ander seuns van Herodes die Grote, 'n jonger broer van Argelaos, het vanaf sy pa se dood in 4 vC tot 39 nC oor Galilea en Perea regeer. Dit was hý wat Johannes die Doper laat onthoof het (Mark 6:14-28). **Herodes Agrippa I** was die kleinseun van Herodes die Grote. Hy het van 37 nC af oor Galilea en omstreke regeer en van 41 tot sy dood in 44 nC ook oor Samaria en Judea. Hy het Christene vervolg, Jakobus die broer van Johannes doodgemaak en Petrus gevange laat neem (Hand 12:1-19). Volgens Hand 12:20-23 het hy uiteindelik 'n tragiese dood gesterf. **Herodes Agrippa II** was die seun van Herodes Agrippa I (Hand 25:13). Hy het vanaf 56 nC oor die gebiede Galkis, Gaulanitis en Tragonitis regeer en vanaf 61 nC oor Galilea, Perea en 'n deel van Judea. Hy het die mag gehad om die hoëpriester in Jerusalem aan te stel en is deur Festus uitgenooi om aan Paulus se verhoor deel te hê (Hand 25:13 — 26:32). In 66 nC het hy die Romeine gesteun in hulle aanval op Jerusalem. In 75 nC verhuis hy na Rome, en sterf in 100 nC.

**Herodes Agrippa I** •Herodes die Grote

**Herodes Agrippa II** •Herodes die Grote

**Herodes Antipas** •Herodes die Grote

**Herodiane** Ondersteuners van die Herodeshuis (•Herodes die Grote). Dit was 'n politieke party wat met die •Fariseërs 'n bondgenootskap aangegaan het teen Jesus (Matt 22:16).

**Hoogtes** Kanaänitiese heiligdomme wat later deur Israeliete oorgeneem is. Dit was meestal oop heiligdomme op 'n hoë heuwel, maar kon ook geboue insluit. Omdat hierdie heiligdomme met die Kanaänitiese vrugbaarheidsgodsdiens en die verering van die afgod Baäl geassosieer is, moes die Israeliete dit na die intog in Kanaän vernietig (Num 33:52). Dit het egter nie gebeur nie, en die skrywers van die Ou Testament hou dit voor as een van die groot euwels in Israel (Ps 78:58). Konings word ook beoordeel aan die hand van die vraag of hulle hoogtes vernietig het of nie (1 Kon 11:7-10).

**Hosanna** 'n Hebreeuse woord wat in Ps 118:25 met "verlos ons tog" vertaal is. Dit word uitgespreek *hosji-a na*. Dit het die uitroep "Hosanna" geword en is veral tydens die Huttefees (•Feeste) gebruik. Die

Messiaanse verwagtinge wat daarmee in verband gebring is, kom tot uitdrukking in Matt 21:9,15; Mark 11:9-10 en Joh 12:13.

**Illirikum** 'n Landstreek noordwes van die destydse •Masedonië (Rom 15:19).

**Inhoudsmate** in die Nuwe Testament: Inhoudsmate vir vloeistof was ***litra,*** ongeveer 'n derde van 'n liter (Joh 12:3); ***bat*** ongeveer 22 liter (Luk 16:6) en ***metretes*** (meervoud ***metretai)*** ongeveer 40 liter (Joh 2:6). Inhoudsmate vir droë materiaal was die **maatemmer**, ongeveer 8,7 liter (Matt 5:15) en ***saton*** (meervoud ***sata***) ongeveer 13,5 liter (Matt 13:33).

**Jedoetoen** Die naam van een van Dawid se musikante (1 Kron 16:41). Oor die betekenis van die Hebreeuse woord in die Psalms bestaan egter onsekerheid (Ps 62:1). Dit verwys waarskynlik na die naam van 'n melodie.

**Kamerheer** 'n Belangrike amptenaar aan die koninklike hof (Hand 12:20). Indien hy in die harem van die koning moes werk, was hy gewoonlik 'n •eunug.

**Kerk** Waar ons in Afrikaans tussen "gemeente" as 'n plaaslike groepering van gelowiges en "kerk" as 'n breër groepering van gelowiges en gemeentes onderskei, gebruik die Grieks net die een woord *ekklesia*. Die rede hiervoor is dat die Nuwe Testament geen kwalitatiewe verskil tussen "gemeente" en "kerk" tref nie. Wanneer meerdere gemeentes in 'n wyer gebied in hulle gesamentlikheid beskou word, word in hierdie vertaling die woord "kerk" gebruik, byvoorbeeld in Hand 9:31. Dit is ook die geval wanneer daar sprake is van die *ekklesia* as 'n universele eenheid wat alle plekke en tye omvat, soos in Matt 16:18 en veral ook in Efesiërs.

**Kislef** •Maande

**Kleredrag** in die Nuwe Testament: ***Stola*** stem ooreen met die **bokleed** (Matt 5:40), wat bo-oor die **onderkleed** (Matt 5:40) of lyfrok gedra is. Die bokleed (die Hebreeuse *talliet)* is uitgetrek wanneer 'n persoon handearbeid moes verrig, maar het dikwels in die nag as 'n soort kombers gedien. Die *"stola"* waarna in Mark 12:38 en Luk 15:22; 20:46 verwys word, was 'n spesiale, lang soort bokleed of toga wat as simbool van status en waardigheid gedien het. Die "wit *stola"* van Mark 16:5; Op 6:11 het gedien as simbool van hemelse heerlikheid en reinheid.

**Klipplaveisel** •Gabbata (Joh 19:13). 'n Geplaveide binnehof van klipteëls.

**Kohort** •Militêre terme

**Koninkryk van die hemele** •Koninkryk van God

**Koninkryk van God** Dit is 'n begrip wat net in die Nuwe Testament voorkom, alhoewel die Ou Testament reeds sonder om hierdie begrip te gebruik, getuig dat God vir ewig as koning heers (Ps 99:1; 145:13). In Mattheus word die uitdrukking "koninkryk van die hemele" gebruik (Matt 4:17). Uit vrees vir die misbruik van God se Naam het die Jode, vir wie die Evangelie van Mattheus bedoel was, in plaas van "God" gewoonlik gesê "hemele" of "die Naam". Mattheus het daarby aangepas. "Koninkryk van God" verwys na die koningskap en heerskappy van God (Mark 9:1; Luk 9:60). Dit word ook gebruik om sy magsgebied of sy onderdane aan te dui (Matt 13:24-30; 18:23-35), asook dit wat hulle ontvang in sy ryk (Matt 8:11). "Koninkryk van God" is 'n sentrale tema in die verkondiging van Johannes die Doper (Matt 3:2), van Jesus (Mark 1:14-15; Luk 4:43), van die dissipels (Luk

9:2) en die eerste Christene (Hand 8:12; 19:8). In •Christus is die koninkryk reeds teenwoordig (Luk 17:20-21). Dit is egter nog slegs die begin, en eers met die voleinding sal die koninkryk in al sy volheid kom (vgl bv die koninkryksgelykenisse in Matt 13 en Mark 4). God skenk sy koninkryk aan hulle wat dit soek (Luk 12:31-32). Onregverdiges, ongehoorsames en onreines het egter geen deel aan die koninkryk van God nie (Gal 5:19-21).

**Kopbeenplek** •Golgota (Matt 27:33)

**Korban** 'n Hebreeuse woord wat iets aandui wat deur 'n gelofte vir die diens van die Here afgesonder is. Omdat dit nie noodwendig na die tempel gebring moes word nie, maar in besit van die gewer kon bly, was dit 'n gerieflike uitweg vir enigiemand wat wou verhoed dat iemand anders daarop beslag lê (Mark 7:11).

**Kus** Die naam van Nubië, 'n gebied suidoos van Egipte (Gen 2:13).

**Kwadrant** •Munte

**Legioen** •Militêre terme

**Lengtemate** in die Nuwe Testament: 'n ***El*** was die lengte van 'n volwasse persoon se voorarm vanaf die elmboog tot by die punt van die vingers, ongeveer 45 cm (Matt 6:27). 'n ***Vaam*** was 1,85 meter (Hand 27:28). 'n ***Stadion*** (meervoud ***stadioi***) was ongeveer 185 meter (Matt 14:24). 'n **Myl** was 'n Romeinse myl, ongeveer een en 'n halwe kilometer (Matt 5:41).

**Lepton** •Munte

**Leviatan** 'n Draakagtige waterslang in die see (Jes 27:1). In die mitologie was Leviatan 'n soort seemonster wat by die skepping deur God verslaan is (Ps 74:13-14). Die woord word ook gebruik vir groot diere in die see (Job 3:8; Ps 104:26). Die ander naam vir 'n mitologiese seemonster is Rahab. Rahab kan ook metafories na Egipte verwys (Ps 87:4).

**Litra** •Inhoudsmate

**Loskoop** Dit word gebruik in verband met mense, diere en eiendom. As 'n familielid in die skuld geraak en gevaar geloop het om as skuldslaaf verkoop te word, moes die naaste familielid (gewoonlik die oudste seun) die persoon loskoop (Lev 25:47-49). 'n Slaaf of slavin kon ook losgekoop word en so hulle vryheid herwin (Eks 21:7-8). Iemand kon ook sy eie lewe loskoop as hy die dood skuldig was (Eks 21:28-30). Elke •eersgeborene het aan God behoort (Eks 13:12). Die seuns moes losgekoop word en die diere moes geoffer word (Eks 13:14-15). 'n Onrein dier (•rein) moes met 'n rein dier vervang of ‘losgekoop’ word (Eks 13:13). Die reël van loskoop het ook vir eiendom gegeld, sodat dit vir die familie behoue kon bly (Jer 32:6-12). Die woord *loskoop* of *vrykoop* word veral gebruik in verband met God se bevryding van mense. God het sy volk losgekoop uit die slawerny in Egipte (Eks 15:13; Ps 74:2). God koop ook mense los van die dood (Ps 103:4). In die Nuwe Testament koop God mense los of vry van die sonde (1 Kor 6:20; 7:23; Op 14:3) met die bloed van •Christus (1 Pet 1:18-19; Op 5:9).

**Losser** Dit was gewoonlik die oudste seun van die familie wat moes voorkom dat verarmde familielede skuldslawe word en dat familiegrond in vreemde hande val. Dit kon ook 'n naaste familielid wees (Rut 2:20). In Ps 78:35 word God vergelyk met 'n losser wat sy mense, nadat hulle skuldslawe geword het, losgekoop het.

**Maalklip** Een van twee ronde klipskywe, waarvan die onderste in die middel 'n pen gehad het en die boonste 'n gat waarin die pen gepas het en waardeur die graan bietjie vir bietjie gegooi kon word (Deut 24:6). Die boonste maalklip is dan in die rondte gedraai en die graan so tussen die twee klippe fyngemaal. Daar word onderskei tussen 'n handmeul (Deut 24:6), wat klein was, en die "maalklip van 'n donkie", wat groot was en deur 'n donkie in die rondte gedraai is (Matt 18:6).

**Maande** In die Bybelse tyd is maande volgens die stand van die maan bepaal, dws maanmaande. 'n Maand het met nuwemaan begin en was ongeveer 28 dae lank. Volmaan was dus altyd om en by die veertiende van die maand. Daar is aanvanklik 'n lentekalender gevolg. Die jaar het naastenby met die dag-en-nagewening teen die einde van Maart begin. Later is 'n herfskalender gevolg toe die jaar begin het met die dag-en-nagewening in September. *Abib* (wat 'koringare' beteken) of *Nisan* was die eerste maand van die lentekalender (Eks 12:2). Die oudste name vir maande is Hebreeus, terwyl die jonger name Babilonies is. In die Ou Testament word die volgende oud-Hebreeuse name genoem: *Sif* (April/Mei, 1 Kon 6:1), *Etanim* (Sept/Okt, 1 Kon 8:2) en *Bul* (Okt/Nov, 1 Kon 6:38). Die Babiloniese name was naas *Nisan* ook nog *Siwan* (Mei/Junie, Est 8:9), *Elul* (Aug/Sept, Neh 6:15), *Kislef* (Nov/Des, Neh 1:1), *Tebet* (Des/Jan, Est 2:16), *Sebat* (Jan/Feb, Sag 1:7) en *Adar* (Feb/Maart, Est 3:7). Soms is die maande met getalle aangedui (Hag 1:1).

**Maatemmer** •Inhoudsmate

**Mammon** Dit is afkomstig van die Aramese woord *mamon* wat 'besittings' of 'geld' beteken. Dit word negatief beoordeel en "die oneerlike Mammon" genoem (Luk 16:9), omdat geld of rykdom baie keer op 'n oneerlike wyse verkry, behou of bestee is. Dit kan ook verwys na iets waarop jy jou vertroue plaas.

**Marana ta** 'n Aramese uitdrukking wat beteken 'Ons Here, kom!' Dit is reeds heel vroeg by die viering van die Nagmaal gebruik, en kan ook gelees word as *Maran ata,* wat beteken 'Ons Here het gekom' (1 Kor 16:22).

**Maria Magdalena** Sy word in die bronteks deurgaans "Maria, die Magdaleense vrou" genoem, dws 'Maria, die vrou afkomstig uit Magdala'. Magdala is 'n dorpie aan die wesoewer van die •See van Galilea (Matt 27:56).

**Marjolein** 'n Palestynse bossie wat teen mure groei en wat in reinigingseremonies gebruik is om bloed of water te sprinkel (Eks

12:22; Heb 9:19-20). Die volksnaam *hisop* is 'n transliterasie van die Hebreeuse woord (Ps 51:9).

**Masedonië** Die naam van 'n Romeinse provinsie in die Balkanskiereiland, noord van •Agaje, met Thessalonika as hoofstad (Hand 16:9).

**Maskiel** 'n Tegniese term wat dikwels in psalmopskrifte voorkom en moontlik aandui dat die psalm vir onderrig gebruik is (Ps 32).

**Meer van Gennesaret** 'n Binnelandse meer in die noorde van Palestina. Dit staan ook bekend as die •See van Galilea of •See van Tiberias (Luk 5:1).

**Meester** Die weergawe van die Griekse woord *didaskalos*. Dit verwys na die Joodse •*rabbi* of leermeester. "Meester" word as vertaling gebruik, omdat dit in Afrikaans 'n bekende aanspreekvorm vir "Leermeester" is (Matt 8:19).

**Melaatsheid/Melaatse** In die Nuwe Testament die vertaling van 'n Griekse term wat 'n verskeidenheid velsiektes insluit (Matt 8:2). Sommige daarvan was klaarblyklik ongeneeslik. Melaatses is as kulties onrein (•rein) beskou. Hulle moes buite die stad bly en mense wat naby hulle gekom het, waarsku met die uitroep "Onrein! Onrein!" (Lev 13:45-46). 'n Melaatse wat genees is, moes eers deur die priester rein verklaar word (Luk 17:14) voordat hulle weer in die gemeenskap opgeneem kon word en die heiligdom kon besoek. In die Ou Testament word die woord *melaatsheid/melaatse* nie gebruik nie, maar die woord "•velsiekte", aangesien dit klaarblyklik nie na eersgenoemde siekte verwys het nie (Lev 13:1-46).

**Messias** •Christus

**Metretes** •Inhoudsmate

**Militêre terme** in die Nuwe Testament: **Kohort** 'n Afdeling Romeinse soldate wat uit 200 tot 1 000 man bestaan het. Dit was meesal ongeveer 600 man (Matt 27:27). **Legioen** 'n Romeinse militêre eenheid van 6 000 voetsoldate, en 'n berede mag (Matt 26:53). Die woord dui in die Nuwe Testament ook 'n groot getal aan (Mark 5:9).

**Mina** •Munte

**Munte** in die Nuwe Testament: Dit is Griekse of Romeinse geldeenhede. Die ***dragma*** was 'n Griekse silwer muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider was. 'n **Dubbel-*dragma*** was ongeveer die loon vir twee dae (Matt 17:24). Dit was ook die bedrag van die jaarlikse tempelbelasting. 'n ***Mina*** is 'n Griekse muntstuk wat ongeveer gelyk was aan 100 *dragmas*. Dit was naastenby die ekwivalent van vier maande se loon (Luk 19:13). 'n ***Lepton*** (meervoud ***lepta***) was die kleinste

Romeinse muntstuk (Mark 12:42). Die ***denarius*** (meervoud ***denarii***) was 'n Romeinse muntstuk wat ongeveer die dagloon van 'n arbeider was (Matt 18:28). 'n ***Assarion*** (meervoud ***assaria***) was 'n Romeinse kopermuntstuk wat een sestiende van 'n *denarius* werd was (Matt 10:29). 'n ***Kwadrant*** was min werd; die dagloon van 'n arbeider het bestaan uit 64 *kwadrante* (Matt 5:26). **Silwerstukke** is 'n ander benaming vir ***denarii*** (Matt 26:15). 'n ***Stater*** was 'n silwermuntstuk wat vier *dragmas* werd was (Matt 17:27). 'n **Talent** was die grootste destydse geldeenheid. 10 000 talente was 'n geweldige groot bedrag geld, aangesien een talent ongeveer 6 000 *denarii* werd was. 'n Talent het ongeveer 34,2 kilogram geweeg (Matt 18:24).

**Musiekleier** Kom in die opskrifte van 55 psalms voor en wel in die vaste uitdrukking "Vir die musiekleier" (Ps 4:1; 5:1; 6:1). Oor die betekenis van die term bestaan daar onsekerheid. Dit dui waarskynlik daarop dat die betrokke psalm 'n rol in die tempeldiens gespeel het. Dit word ook soms met "koorleier" vertaal.

**Myl** •Lengtemate

**Nag en dag** 'n Vaste uitdrukking in die brontekste, aangesien 'n nuwe dag vir die Israeliete en later ook vir die Jode teen sononder begin het en gestrek het tot net voor sononder die volgende dag (2 Kor 11:25). Daarom is die volgorde in die brontekste dikwels so dat die nag (aand) voor die dag (môre) genoem word, soos in Gen 1:5-31. In Afrikaans is die vaste idiomatiese uitdrukking egter "dag en nag", daarom word die Afrikaanse vaste idiomatiese uitdrukking in bepaalde gevalle gebruik selfs waar die bronteks "nag en dag" lui (Mark 5:5; Luk 2:37).

**Nagwaak** •Tydsindeling

**Nardusolie** 'n Geurige olie afkomstig van die nardusplant wat in Noord-Indië gegroei het. Dit het meegebring dat hierdie olie uiters duur was, ongeveer die ekwivalent van 'n gemiddelde arbeider se loon vir 'n volle jaar (Mark 14:3-4).

**Negende uur** •Tydsindeling

**Negev** Die dorre, onherbergsame landskap suid van Kanaän — algemeen geassosieer met die Sinai-skiereiland. "Negev" word in Hebreeus ook gebruik as 'n rigtingaanduiding, naamlik "suide, suidwaarts" (Ob 1:19).

**Nisan** •Maande

**Ontslaap** 'n Versagtende term vir "sterwe". In die Nuwe Testament word dit by voorkeur gebruik vir die dood van gelowiges (Hand 7:60).

**Parakleet** Iemand wat geroep is om bystand te verleen — 'n voorspraak, 'n pleitbesorger, 'n trooster, 'n helper. Jesus verwys vyf keer na die Parakleet (Joh 14:16-17,26; 15:26; 16:7-15). Jesus is self die Parakleet (1 Joh 2:1), maar aangesien Hy op die punt staan om sy dissipels te verlaat, beloof Hy aan hulle 'n "ander" Parakleet, die Heilige Gees (Joh 14:26).

**Pasga** •Feeste

**Pelgrimslied** Die opskrif van vyftien psalms (Ps 120 — 134) wat waarskynlik gesing is wanneer feesgangers op pad was na Jerusalem of wanneer hulle besig was om in Jerusalem op te gaan na die tempel.

**Petrus** Die naam van Jesus se bekendste dissipel. Die naam beteken 'rots' (Matt 16:18). Die Aramese ekwivalent vir "Petrus" was "Sefas" (Joh 1:42; 1 Kor 3:22).

**Pilatus** Pontius Pilatus was van 26 tot 36 nC die vyfde Romeinse •prokurator in die provinsie Judea en Samaria (Matt 27:2). Sy naam is ook bekend uit buite-Bybelse bronne. Hy het Joodse opstande wreed onderdruk (Luk 13:1). Hoewel hy tydens die verhoor van Jesus geen gronde vir veroordeling kon vind nie, wou hy die Jode tevrede stel uit vrees vir verdere oproer en negatiewe berigte oor hom by die keiser in Rome. 'n Buite-Bybelse bron sê dat hy afgesit is deur die Romeinse owerheid nadat hy leiers van die Samaritane tereggestel het.

**Pretorium** Die benaming vir 'n militêre hoofkwartier van die •prokurator, •Pilatus (Matt 27:27). Dit kon die paleis van •Herodes in die westelike deel van die stad — naby die huidige Jaffapoort — gewees het, of die vesting Antonia, op die heuwel noord van die tempelterrein. In Hand 23:35 word dit egter gebruik vir die paleis wat Herodes die Grote in Sesarea laat bou het. In Fil 1:13 dui dit waarskynlik op die keiserlike wag.

**Prokonsul** •Romeinse ampsdraers

**Proseliet** Anders as 'n •godvresende was 'n proseliet 'n nie-Jood wat ten volle tot die Jodedom oorgegaan het (Hand 2:11).

**Prokurator** •Romeinse ampsdraers

**Pseudepigrawe** Die term "pseudepigraaf" beteken 'vals opskrif'. Dit verwys veral na 'n aantal Joodse geskrifte uit die tydperk tussen die Ou en Nuwe Testament wat ten einde gesag aan 'n geskrif te verleen in die naam van 'n persoon uit die verre verlede soos Adam, Moses,

Henog en andere geskryf is. Dit het dikwels gehandel oor visioenêre reise deur die hemele en die hel, engele en demone, asook verwagtings oor die Messias en die eindtyd. Die *Hemelvaart van Jesaja* is 'n buite-Bybelse verhaal oor die marteldood van Jesaja; die *Hemelvaart van Moses* beskryf die aartsengel Migael se woordewisseling met die duiwel oor die liggaam van Moses; die boek *Henog* handel oor die opstand en val van die engele, asook verskeie visioene van Henog; *Jubileë* is 'n legendariese oorvertelling van Genesis en Eksodus as “openbaringe deur 'n engel”; *3 Makkabeërs* vertel van die uitredding van verdrukte Jode in Egipte; *4 Makkabeërs* bied 'n beredenering van die verhouding tussen denke en emosie met 'n aanprysing van martelaarskap, terwyl die *Psalms van Salomo* die geskiedenis van die Jode kort voor die tyd van •Christus behandel, veral die inval van die Romeine (Jud vs 6).

**Rabbi** 'n Eerbiedige aanspreekvorm in Hebreeus en Aramees wat 'my •Meester' beteken (Matt 26:25). 'n Aramese wisselvorm daarvan is *rabboeni* (Mark 10:51). Dit was iemand wat goed onderlê was in die Heilige Skrif en die oorgelewerde Joodse wette. 'n Rabbi het dikwels 'n groep leerlinge by hom gehad.

**Rabboeni** •Rabbi

**Rahab** •Leviatan

**Regterhand** Dit is dikwels die simbool van krag (Eks 15:6,12; Ps 45:5). God toon sy mag met sy regterhand (Deut 33:2; Ps 89:14). Die plek van voorrang langs 'n belangrike persoon was aan die regterhand of regterkant (Ps 110:1; Hand 2:34-35; Heb 1:13). Die regterkant is egter ook die onbeskermde kant aangesien 'n soldaat sy skild in sy linkerhand gedra het. Daarom is God aan die regterkant of regterhand van dié wat by Hom toevlug soek (Ps 16:8; 91:7; 109:31; Hand 2:25).

**Regterkant** •Regterhand

**Regverdiges** Mense wat volgens God se wil lewe en wie se saak reg is voor God (Ps 1:5).

**Rein** en **onrein** Dit word gebruik om aan te dui of iemand of iets vir God aanvaarbaar is of nie. Die reël was dat wat onrein is, nie naby dit wat heilig is, mag kom nie. Mense is verontreinig deur onrein kos (Lev 11:4-45) en deur enige afskeiding van liggaamsvog of die aanraking van iets of iemand wat onrein is (Lev 15:1-33). Deelname aan afgodsdiens of kontak met demone het 'n persoon ook onrein gemaak (Hos 5:3; 6:10; Luk 4:33). Iemand wat onrein was, kon nie deelneem aan die erediens (Lev 12:4; Joh 11:55) of die gemeenskapslewe nie (Lev 13:46). Persone wat onrein was, moes gereinig word deur sekere voorskrifte na te kom en die voorgeskrewe offers te bring voordat hulle weer in die gemeenskap en familiekring opgeneem kon word en die tempel kon besoek (Lev 14:1-32).

**Romeinse ampsdraers** in die Nuwe Testament: 'n ***Centurio*** was 'n Romeinse offisier wat bevel gevoer het oor honderd (Mark 15:39), terwyl 'n ***chiliarg*** bevel gevoer het oor duisend (Mark 6:21). 'n ***Etnarg*** was die ampstitel van iemand wat namens 'n koning of die Romeinse owerheid oor 'n bepaalde gebied of bevolkingsgroep moes regeer (2 Kor 11:32). ('n *Etnarg* was in bevel oor die Joodse deel van die bevolking van Aleksandrië.) 'n ***Hekatontarg*** was 'n Romeinse offisier wat bevel voer oor honderd (Matt 8:5). 'n **Prokonsul** was 'n amptenaar wat namens die Senaat in beheer was van 'n Romeinse provinsie

(Hand 13:7; 18:12). 'n **Prokurator** was 'n amptenaar wat namens die keiser in beheer was van 'n Romeinse provinsie (Matt 10:18). ***Tetrarg*** was oorspronklik die ampstitel van iemand wat oor die kwart van 'n voorheen groter gebied regeer het. In 'n later stadium kon dit egter bloot dui op 'n heerser oor 'n relatief klein gebied (Matt 14:1).

**Regverdiging** •Geregverdig

**Sabbatsreis** Die afstand wat Jode toegelaat is om op die Sabbat te reis; ongeveer 880 meter (Hand 1:12).

**Sadduseërs** 'n Joodse party wat in die tyd van die Nuwe Testament 'n belangrike rol gespeel het. Die naam *Sadduseër* hou verband met die naam *Sadok,* 'n bekende naam van priesters uit die vroeë geskiedenis van Israel (2 Sam 8:17; 1 Kon 1:8). Die Sadduseërs was hoofsaaklik uit vooraanstaande priesterfamilies afkomstig. Hulle het hulle baie meer met politieke sake bemoei as die •Fariseërs en het die owerheid probeer beïnvloed, omdat hulle voorstanders was van 'n teokratiese regeringsvorm vir die Jode, met 'n hoëpriester as gesagvoerder. Hulle het ook op belangrike teologiese punte van die Fariseërs verskil: Hulle het net die eerste vyf boeke van die Ou Testament as gesaghebbend aanvaar en daarom het hulle nie in die opstanding uit die dood geglo nie (Matt 22:23; Mark 12:18; Luk 20:27; Hand 23:8). Hulle het hulle ook teen die Fariseërs se mondelinge oorlewering oor reinheidsvoorskrifte verset.

**Salf met olie** Dit moes dien as teken van genesing. Volgens destydse opvatting was olyfolie 'n geneesmiddel (Mark 6:13; Luk 10:34; Jak 5:14).

**Sanhedrin** Die Joodse Raad, die hoogste hof van die Jode (Matt 5:22). Dit het bestaan uit 71 lede, afkomstig uit die •Sadduseërs, die vernaamste Joodse families en die skrifkenners. Die dienende hoëpriester was die voorsitter. Naas die Sanhedrin in Jerusalem wat die hoogste Joodse gesagsliggaam was, was daar ook elders kleiner "sanhedrins" wat plaaslike regsaangeleenthede moes behartig (Matt 10:17; Mark 13:9).

**Sata** (*saton* enkelvoud) •Inhoudsmate

**Satan** Dit word in die Ou Testament nie as 'n eienaam gebruik nie. Die Hebreeuse woord beteken 'teenstander' of 'aanklaer'. Die satan (aanklaer) is ook nie 'n duiwelse figuur nie, maar is in Job 1 en 2 deel van die hemelse hofhouding (vgl ook Sag 3:1-2; 1 Kron 21:1). In die tyd tussen die Ou en die Nuwe Testament word die woord "satan" egter al hoe meer gebruik as 'n eienaam vir die bose en word Ou-Testamentiese vertellings in die lig daarvan herinterpreteer. So word Satan byvoorbeeld verbind met die slang in die paradys. In die Nuwe Testament kom die naam Satan 33 keer voor. Hy word onder andere ook genoem "die duiwel" en "die versoeker" (Matt 4:1-10), "die Bose" (Matt 13:19), "die aanklaer" (Op 12:10), "die teenstander" (1 Pet 5:8) en "die heerser van die wêreld" (Joh 12:31). Hy dra ook die name Belial (2 Kor 6:15) en Beëlsebul (bv Matt 10:25; 12:24-27). Satan is in die Nuwe Testament die aartsvyand

van God en sy ryk.

**See van Galilea** 'n Binnelandse meer (Matt 4:18), ook bekend as die •Meer van Gennesaret of •See van Tiberias.

**See van Tiberias** 'n Binnelandse meer (Joh 21:1), ook bekend as die •Meer van Gennesaret of •See van Galilea.

**Sefas** •Petrus

**Sela** Die betekenis hiervan is onbekend. Dit kom 73 keer in die Psalmbundel voor en is waarskynlik 'n musiekterm. Sommige geleerdes meen dit dui op 'n pouse in die lees of sing van die psalm (Ps 3:5).

**Seloot** Iemand wat hom in die besonder vir 'n saak beywer het (Hand 22:3; Gal 1:14), byvoorbeeld vir godsdienstige of politieke aangeleenthede. Wanneer in Luk 6:15 van "Simon met die naam Seloot" gepraat word, sien sommige hierin 'n aanduiding dat Simon 'n politieke yweraar of selfs 'n lid van die party van die Selote was. In Matt 10:4 word hy Simon Kananeus genoem. Die Griekse woord *kananeus* kan ook vertaal word "yweraar". Volgens die Griekse bronteks verklaar Paulus in Gal 1:14 letterlik dat hy 'n "yweraar" vir die tradisies van sy voorvaders was.

**Septuaginta** Die Griekse vertaling van die Ou Testament. Septuaginta is die Latynse woord vir sewentig. Daarom is die Septuaginta ook bekend as die LXX — die Romeinse syfers vir sewentig. Die benaming "sewentig" hou verband met die verhaal dat die Griekse vertaling van die eerste vyf boeke van die Ou Testament in 70 dae deur 72 geleerdes voltooi is en dat al die vertalings presies ooreengestem het. In werklikheid het hierdie vertaling egter 'n komplekse ontstaansgeskiedenis gehad, terwyl die oudste dele reeds in die derde eeu vC kon ontstaan het. Hierdie vertaling van die Ou Testament het met verloop van tyd die algemeen aanvaarde Griekse vertaling in die vroeë Christelike kerk geword. Drie ander vroeë Griekse vertalings van die Ou Testament was dié van *Akwila, Simmagus* en *Theodotion*.

**Sesde uur** •Tydsindeling

**Seun van Dawid** 'n Titel vir die •Christus (Matt 9:27). Die verwagting dat die Christus uit die geslag van Dawid (Matt 1:1) sou wees, berus op die belofte aan Dawid (2 Sam 7:12-16). In die Joodse verwagting is die Christus gesien as 'n aardse vors uit die geslag van Dawid wat 'n aardse koninkryk sou kom oprig. Jesus bevredig egter nie hierdie politieke verwagtings nie. In Mattheus word hierdie titel vier keer met genesingswonders verbind (9:27; 12:23; 15:22 en 20:30). Die Seun van Dawid laat Hom ken as die Barmhartige, die Een wat siekes en

ellendiges in hulle nood raaksien en genees.

**Seun van God** In die Ou Testament kan dit na die koning (2 Sam 7:14), engele (Ps 29:1) of Israel as die volk van God (Eks 4:22) verwys. In die Nuwe Testament word Jesus van Nasaret, wat as mens uit die nageslag van Dawid gebore is, deur sy opstanding uit die dood met krag aangewys as die Seun van God (Rom 1:3-4). Die dissipels bely Jesus as Seun van God (Matt 14:33; 16:16), terwyl die unieke verhouding tussen Vader en Seun, maar ook die gesag wat die Vader aan die Seun gee, uit Matt 11:25-27 en 28:18-19 na vore kom. Die besondere verhouding tussen die Seun en die Vader blyk ook uit Joh 17:24 en Joh 1:1-14 (vgl Matt 3:17).

**Seun van die Mens** In die Ou Testament kom hierdie benaming voor as "mensekind" (Eseg 2:1), maar veral belangrik is Dan 7:13, waar 'n hemelse figuur wat beskryf word as "iemand soos 'n menslike wese" die ewige heerskappy, eer en koningskap ontvang. In aansluiting by Dan 7:13 en die toekomsverwagtings in sekere Joodse kringe gebruik Jesus hierdie benaming dikwels vir Homself en verwys dit na sy gesag (Matt 9:6) en sy koms in heerlikheid (Matt 26:64). Hy gee egter ook aan hierdie benaming nuwe betekenis deur dit te verbind aan sy nederige lewenswandel (Matt 8:20), sy lyding en sy sterwe (Mark 8:31; 10:45).

**Siel** In die Ou Testament dui dit op die innerlike dimensie van 'n mens se lewe wat gewoonlik geassosieer word met gevoelens en emosies (Ps 42:2). In 1 Pet 1:9 verwys dit na die mens in sy volle bestaan.

**Sigar** Waarskynlik die dorpie wat in die Ou Testament as Sigem bekend staan (Gen 33:19; Joh 4:5).

**Silwerstukke** •Munte

**Sinagoge** 'n Plek waar Joodse gelowiges gereeld vergader het om te aanbid en die Wet te bestudeer (Matt 4:23). Daar is ook reg gespreek, onderrig gegee en straf uitgeoefen. Die Sinagoge van die Libertyne (Hand 6:9) het uit vrygelate slawe bestaan wat van elders in die Romeinse Ryk na Jerusalem teruggekeer het.

**Skatplig** 'n Heffing wat 'n veroweraar aan 'n verowerde volk oplê. Dit was algemene gebruik in die tyd van die Ou Testament (Ps 68:19).

**Slaapmat** Verwys na 'n ligte matras met strooi gevul, slaapmat of draagbaar (Matt 9:2). Anders as die meer welgesteldes (Spr 7:16-17), moes die gewone persoon op 'n eenvoudige mat op die grond slaap. Dit kon 'n ligte matras wees wat met strooi gevul is. Die Griekse woord vir slaapmat kan egter ook vir 'n bed of 'n draagbaar gebruik word.

**Sout** In die Bybelse tyd bekend vir die suiwerende, bederfwerende en smaakgewende krag daarvan (2 Kon 2:19-22; Eseg 16:4; Mark 9:50). Wanneer sout in verband met die verbond genoem word, verwys dit na die permanente aard van die verbond (Lev 2:13; Num 18:19).

**Stadion** (*stadioi* meervoud) •Lengtemate

**Stater** •Munte

**Stola** •Kleredrag

**Stof van voete afskud/afvee** Die teken daarvan dat mense niks verder met die ander te doen wil hê nie (Matt 10:14).

**Talent** •Munte

**Tempelterrein** Dit verwys na die hele terrein van die tempel in Jerusalem, met al die geboue, stoorkamers en voorhowe (Matt 21:12).

**Terebint** Dit verwys na 'n Palestynse boom met geveerde blare wat bladwisselend is en rooi bessies dra. Dit word ongeveer vyf meter hoog (Ps 29:9).

**Tetrarg** •Romeinse ampsdraers

**Tisri** •Maande

**Tollenaar** 'n Jood wat as agent vir die Romeinse owerheid opgetree het om vir hulle tolgeld in te samel (Matt 5:46).

**Tydsindeling** in die Ou Testament: Uit die verwysing na die middelste **nagwaak** of **wagbeurt** (Rig 7:19) lei ons af dat daar drie nagwake of wagbeurte was (Ps 90:4; 119:148). **Tydsindeling** in die Nuwe Testament: **Eerste dag van die week** Letterlik ‘op die eerste van die Sabbatte’, dws Sondag (Matt 28:1). Dit is die dag van die opwekking van die Here Jesus en word later die “Dag van die Here” genoem. **Nagwaak** Terwyl die Jode en Grieke die nag in drie nagwake ingedeel het, het die Romeine vier nagwake gehad. Daar bestaan dus onsekerheid oor waarna die **tweede** of **derde nagwaak** in Luk 12:38 verwys (vgl ook Matt 24:43). Die **vierde nagwaak** waarna in Mark 6:48 verwys word, is volgens die Romeinse tydsindeling. In Westerse tydsberekening is dit tussen drie-uur en sesuur die oggend. Die **derde uur** van die dag (Matt 20:3) is volgens Westerse tydsberekening nege-uur in die oggend, terwyl die **sesde uur** (Mark 15:33) twaalfuur in die dag, die **negende uur** (Matt 20:5) drie-uur in die middag en die **elfde uur** (Matt 20:6) vyfuur in die middag is.

**Vaam** •Lengtemate

**Velsiekte** Enige aantasting van die vel waaruit liggaamsvog kon kom. Dit het die persoon •onrein gemaak (Lev 13:1-46).

**Verbondsark** •Ark

**Vertoonbrode** Brood wat op 'n tafel in die heilige deel van die tempel uitgestal is (Heb 9:2). Slegs ritueel gereinigde priesters is toegelaat om daarvan te eet (Eks 25:23-30; Lev 24:5-8).

**Vierde nagwaak** •Tydsindeling

**Voetbank** Die klein bankie waarop die voete van 'n koning gerus het terwyl hy op die troon sit (Ps 110:1). Wanneer die koning 'n oorwinning behaal het, moes die vyand tot voor die troon van die koning kruip of op sy maag seil. Die koning het dan sy voete op die vyand se rug geplaas — van hom 'n voetbank vir sy voete gemaak. Dit was 'n teken van die onderwerping van die vyand (Deut 33:29; Luk 20:42-43).

**Voorbereidingsdag** Die dag van voorbereiding voor die Sabbat, dws Vrydag (Matt 27:62). Die uitdrukking "Voorbereiding vir die •Pasga" (Joh 19:14) kan beteken dat die Sabbatdag hier saamgeval het met die Pasga en dat die Voorbereiding vir die Sabbat en die Pasga op dieselfde dag geval het (dws op Vrydag).

**Vreemdeling** Die woord verwys na mense wat om politieke of ekonomiese redes hulle eie land verlaat en tydelik in 'n ander land gaan woon het. Hulle kon dit net doen met die toestemming van daardie land of gebied se leiers. In die Ou Testament word die term gebruik vir die aartsvaders, soos Abraham, Isak en Jakob (Gen 12:10; 15:13; 32:4; 35:27) en die ander aartsvaders, en vir Israeliete wanneer hulle in 'n vreemde land is (Gen 47:4; Eks 22:21; Deut 23:7; Rut 1:1; 1 Kon 17:20). Die woord word ook gebruik vir vreemdelinge wat tydelike verblyfreg het in Israel. In 'n sekere sin was die Israeliete altyd vreemdelinge in die beloofde land, omdat die land aan die Here behoort (Lev 25:23). Die vreemdelinge wat in Israel gewoon het, moes hulle aan dieselfde wette as die Israeliete onderwerp (Num 15:16). Hulle het ook sekere voorregte gehad, soos om saam met die armes are op te tel (Lev 23:22) en het ook beskerming geniet (Lev 19:33-34; Deut 24:17). In die Nuwe Testament gebruik Petrus die term om die lewe van gelowiges op aarde as 'n tydelike verblyf te omskryf (1 Pet 2:11).

**Vryspraak/vryspreek** •Geregverdig/regverdiging

**Wagbeurt** •Tydsindeling

**Wet en die Profete** Dit dien as aanduiding van die geskrifte van die Ou Testament wat in Jesus se tyd deur die Jode as gesaghebbend aanvaar is (Matt 7:12; Rom 3:21).

**NUWE TESTAMENT EN PSALMS**
'n Direkte Vertaling

Eerste digitale uitgawe 2014



Uitgegee deur die Bybelgenootskap van Suid-Afrika, Posbus 5500, Tygervallei 7536, Bellville

www.bybelgenootskap.co.za

ISBN 978-0-7982-1788-0

